*Die Oorsprong van die Groot Trek* handel oor die stoflike en geestelike oorsake wat aanleiding gegee het tot die migrasie van 1834. Ook die rol wat die eerste leiers (en veral Louis Tregardt) in die ontplooiing en deurvoering van die beweging gespeel het, word uitvoerig behandel. Prof. Muller staan as gesaghebbende historikus objektief teenoor sy stof en gee 'n verantwoorde siening en 'n kritiese herontleding van wat talle historici alreeds oor hierdie beslissende tydperk van ons geskiedenis geskryf het. Hy voer insiggewende motiverings aan vir sy stelling dat die Groot Trek nie net 'n belangrike gebeurtenis vir Suid-Afrika was nie, maar ook 'n groot rol gespeel het in die geskiedenis van sy groot vasteland, Afrika, en dat die gevolge daarvan vandag nog in bepaalde wêreldgebeure nagespeur kan word.
Wat die leser se siening eers ook al was, hier kry hy nuwe insigte deur 'n totaal ander benadering van die oorsake en die deurwerking van die gevolge daarvan tot vandag. Prof. Muller het sy boeiende stof tydens 30 jaar van navorsing en studie – in Suid-Afrika en in die buiteland – versamel, en sy omvattende bronnelys dwing gesag af.
Die skrywer se deurvorsende studie voorsien in die behoefte aan 'n wetenskaplik verantwoorde werk oor hierdie aspek van die Groot Trek. Slegs 'n sobere en realistiese siening van die Voortrekker en sy beweging sal dit werklik in perspektief plaas binne die wêreldgebeure.
*Die Oorsprong van die Groot Trek* is 'n boek vir elke student en almal wat werklik in die geskiedenis belangstel. Na 150 jaar moet weer met die Voortrekkers kennis gemaak word.

# Ander Publikasies deur die Skrywer

*Die Geskiedenis van die Vissery aan die Kaap tot aan die middel van die agtiende eeu* (Argiefjaarboek, 5, I, 1942)

*Die Britse Owerheid en die Groot Trek*

*Waarom die Groot Trek geslaag het* (Unisa, Mededelings, B.12, 1960)

*Johannes Frederik Kirsten oor die toestand van die Kaapkolonie in 1795* (Unisa, Hiddingh-Currie-Publikasies, 4)

*Vyfhonderd jaar Suid-Afrikaanse Geskiedenis* (redakteur en skrywer). Ook in Engels: *Five Hundred years: A History of South Africa*

*Leiers na die Noorde: Studies oor die Groot Trek*

*Die Groot Trek in beeld.* Ook in Engels: *A Pictorial History of the Great Trek*

*South African History and Historians: A Bibliography* (mede-redakteur) (Unisa, Documenta 21, 1979)

*Die Hangende Berg* (historiese roman)

# Die Oorsprong van die Groot Trek

deur C.F.J. Muller

BUITENGEWONE PROFESSOR IN GESKIEDENIS
UNIVERSITEIT VAN SUID-AFRIKA

UNIVERSITEIT VAN SUID-AFRIKA
PRETORIA

# Inhoud

# Lys van foto-illustrasies en kaarte

(d) Zacharya Geertruida Erasmus, tweede vrou van Karel Tregardt
Kaapse Staatsargief, Fotoversameling E 334

Plaat 11 Veldwagmeester Carolus Johannes Tregardt, vader van Louis Tregardt, skrywe 'n netjiese brief op die Oosgrens in laasgenoemde se vierde jaar
Kaapse Staatsargief, G.R. 12/1

Plaat 12 Elf jaar na hul huwelik onderteken Louis Tregardt en sy vrou 'n tot nog toe onbekende testament voor notaris J. J. le Sueur op 26 September 1821
Kaapse Staatsargief, N 32/2: Notariële Akte no. 21

Plaat 13 Die Sentrale sektor van die Kaapse Oosgrens op die vooraand van die Groot Trek
Geteken deur die Departement Aardrykskunde, Unisa

Kaart van Port Natal in 1835
Kaapse Staatsargief, Kaart 1/1414

Kaart van 1836 wat die groter stand van kennis aangaande die Ooskusgebiede teenoor die binneland van Suid-Afrika aantoon
Foto deur Africana-Museum, Johannesburg, van los kaart deur J. Arrowsmith, Londen, 15 Feb. 1836.

# Vernaamste afkortings in voetnote

Acc. – Accessions
*A.H.S. – African Historical Studies*
*A.N.N. – Africana Notes and News*
*Arg.-jrb. – Argief-jaarboek vir Suid-Afrikaanse Geskiedenis*
Bell en Morrell, *S. Docs.* – K. N. Bell en W. P. Morrell, *Select Documents on British Colonial Policy, 1830–1860*
*C.H.B.E. – The Cambridge History of the British Empire*
*C. of G.H. Gov. Gazette – The Cape of Good Hope Government Gazette*
Civ. Com. – Civil Commissioner
*C.M.M. – The Cape Monthly Magazine*
C.O. – Colonial Office
*Em. Docs.* – G. M. Theal, *Documents bearing upon the Emigration of the Dutch Farmers from the Eastern Districts of the Cape Colony* (Kaapse Openbare Biblioteek)
Eybers, *Sel. Const. Docs.* – G. W. Eybers, *Select Constitutional Documents*
Franken, *P. R.* – J. L. M. Franken, *Piet Retief se Lewe in die Kolonie*
Govt. Com. – Government Commissioner
*G.T.J. – The Graham's Town Journal*
*H. Ann. – Hertzog-Annale* van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns
*Hist. St. – Historiese Studies*
I.B. – Britse Imperiale Blouboeke
*J.A.H. – Journal of African History*
K.A. – Kaapse Staatsargief
K.K.A. – Nederduits-Gereformeerde Kerkargief, Kaapstad
L.G. – Lieutenant Governor
Macm., *B.B.B.* – W. M. Macmillan, *Bantu, Boer and Briton*
Macm., *C.C.Q.* – W. M. Macmillan, *The Cape Colour Question*
Muller, *Britse Owerheid* – C. F. J. Muller, *Die Britse Owerheid en die Groot Trek*
N.S.A. – Natalse Staatsargief, Pietermaritzburg
*N.Z.A.T. – Het Nederduitsch Zuid-Afrikaansch Tijdschrift*
Omer-Cooper – J. D. Omer-Cooper, *The Zulu Aftermath*
Ongep. verh. – Ongepubliseerde verhandeling
P.R.O. – Public Record Office, Londen
P.U. – Potchefstroomse Universiteit vir C.H.O.
*Q.B.S.A.L. – Quarterly Bulletin of the South African Library*
*R.C.C.* – G. M. Theal, *Records of the Cape Colony*

S.A.B. – Suid-Afrikaanse Biblioteek, Kaapstad
*S.A.B.W.* – *Suid-Afrikaanse Biografiese Woordeboek*
*S.A.H.J.* – *Suid-Afrikaanse Historiese Joernaal*
*S.E.S.A.* – *Standard Encyclopaedia of Southern Africa*
Theal, *Bel. Hist. Dokt.* – G. M. Theal, *Belangrijke Historische Dokumenten over Zuid-Afrika*
Thom, *G.M.* – H. B. Thom, *Gert Maritz*
T.S.A. – Transvaalse Staatsargief
*T.W.K.* – *Tydskrif vir Wetenskap en Kuns* van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns
U.K. – Universiteit van Kaapstad
U.N. – Universiteit van Natal
Unisa – Universiteit van Suid-Afrika
U.P. – Universiteit van Pretoria
U.O.V.S. – Universiteit van die Oranje-Vrystaat, Bloemfontein
U.W. – Universiteit van die Witwatersrand, Johannesburg
*V.-Arg.* – H. S. Pretorius en D. W. Krüger, *Voortrekker-Argiefstukke*
verh. – verhandeling
*Vm.* – G. S. Preller, *Voortrekkermense*
V.R.V. – Uitgawe van die Van Riebeeck-Vereniging, Kaapstad
V.S.A. – Vrystaatse Staatsargief
*O.H.S.A.*, I – *The Oxford History of South Africa*, I, M. Wilson en L. Thompson

# Voorwoord vir Eerste Uitgawe

Hoe het dit presies gebeur dat die trekgedagte juis in die vroeë jare dertig van die 19de eeu in Suid-Afrika ontstaan en vlamgevat het? Dit is die antwoord op hierdie vraag wat hier aangedurf word. Daar word nagespoor hoe die Groot Trek in ons hele verlede wortel en in besonder hoe dit spesifiek by gebeure in die agtiende en vroeë negentiende eeu inskakel. Die *oorsprong* van die Groot Trek moet nagevors en ontleed word. Hierdie eerste faset van die groter probleem wat voortvloei in die hele ontplooiing van die Groot Trek voer ek tot die ontbranding van die trekgedagte in die vroeë ontkieming van die trekdaad.

Ofskoon die ontplooiing van die Groot Trek in sy mobiele fase nie in hierdie werk afgerond word nie, word dit, ter wille van 'n behoorlike perspektivering van die hele beweging, tog in wyere raamwerk aangebied. Vandaar die opset van die „Inleiding" en die betreklik uitgebreide eerste hoofstuk. Die „Besluit" is egter weer gerig op die meer beperkte probleem.

Tussen die Scylla en Charybdis van die historikus het ek probeer deurseil. Aan die een kant het ek probeer weghou van die opstapeling van nietige feitebesonderhede wat historiese betekenis wegroof; en aan die ander kant het ek die breëkwas-uitskets van groot strominge sonder stewige fundering op die tienduisend historiese feite – wat weer oppervlakkige veralgemenings meebring – probeer vermy.

Aan talle voorgangers (van wie sommige die pen meer as 'n honderd jaar gelede vir goed neergelê het) is ek feite en idees verskuldig. Van sommige is ek bewus; van baie onbewus. Om die tydgees te probeer herlewe, het ek my gedrenk in die primêre bronne. So wyd moontlik is dit gedoen, in Suid-Afrika en oorsee, waar ook al spore van dié verlede teruggevind kon word. „Volledige" voetnootverwysings is nie moontlik nie. Genoegsame aanduidings word egter gegee van die bronne wat benut is. Sommige kontensieuse punte word verder belig; en waar ek van my voorgangers se bevindings in twyfel moet trek, verantwoord ek my stellinge met meer stawende getuienis.

Uit die rykdom van beeldende dokumente het ek 'n aantal historiese figure en tonele met my teks in verband gebring wat hopelik sal help om my skriftelike verduideliking op te helder. Om met die woord alleen die verlede te laat herleef, is bitter moeilik. Gelukkig het heelwat kontemporêre kunstenaars en hul opvolgers pen en kwas opgeneem om treffende of spanningsvolle tonele wat die belangstelling destyds gewek het, uit te beeld. Omdat heel weinig Afrikaner-kunstenaars in die 19de eeu na vore gekom het, is dié voorstellings merendeels die sienings van Britse offisiere, beamptes, wetenskaplikes, jagters, sendelinge, ontdekkers en reisigers. Toe die kamera uiteindelik na Suid-

Afrika gekom het, kon ongelukkig slegs enkele bejaarde Voortrekkers en hul familielede nog afgeneem word.

As ek aan voorgangers idees verskuldig is, is ek ook aan tydgenote dank verskuldig. Besprekings met persone wat interessante mense in hul interessante tyd laat herleef het, was vir my dikwels van groot waarde. In die eensame, stille verkeer met historiese figure, waardeer 'n mens 'n lewendiger, mondelinge reaksie soveel meer. Talle tydgenote het my ook op onbaatsugtige wyse bygestaan as gidse deur doolhowe van gedrukte en ongedrukte bronne.

Op 'n Europese en Noord-Amerikaanse reis wat ek gedurende die eerste helfte van 1970 met steun van die Universiteit van Suid-Afrika, die Raad vir Geesteswetenskaplike Navorsing en die Carnegie Corporation van New York onderneem het, was ek bevoorreg om by baie universiteite en navorsingsinstansies met persone gedagtes te wissel oor nuwe strominge en navorsingsresultate rakende my problemekompleks.

Vir bystand van allerlei aard oor sowat dertig jaar aan my verleen, is ek aan soveel persone en liggame, sowel in Suid-Afrika as oorsee, dank verskuldig dat ek hier moet volstaan met 'n algemene dankbetuiging, in besonder aan hulpvaardige beamptes in argiewe, biblioteke en museums vermeld in my bronnelys. Tog wil ek enkele instansies en persone uitsonder. Vóór my bovermelde oorsese reis is ruim geleenthede vir aanvullende oorsese navorsing deur 'n *Nuffield Dominion Travelling Fellowship in the Humanities*, deur die *Nuffield Foundation* toegeken, moontlik gemaak. Die Raad vir Geesteswetenskaplike Navorsing het 'n gedeelte van my uitgawes in verband met verdere navorsing gedek. Vir alle menings hier uitgespreek moet ek egter alleen verantwoordelik gehou word.

Graag betuig ek my waardering aan mnr. J. C. Visagie, M.A., voorheen van die Kaapse Staatsargief en nou aan die Universiteit van Stellenbosch, wat my aandag gereeld gevestig het op vername stukke te Kaapstad. Dr. G. D. J. Duvenage van die Universiteit van Wes-Kaapland het my van waardevolle inligting voorsien; terwyl mnr. J. de Villiers, M.A., so vriendelik was om my op betekenisvolle bronne in die Kaapse Staatsargief te wys. In my poging om die skatkamer van bronne in die Kaapse Staatsargief vanaf Pretoria te ontsluit, het ek waardevolle bystand ontvang van dr. J. H. Esterhuyse, Direkteur van Argiewe, van verskeie hoofde van die Kaapse Staatsargief, en in besonder mnr. A. J. C. Smith, M.A., wat uit sy pad gegaan het om my te help.

Dan betuig ek dank aan dr. B. J. T. Leverton, hoof van die Natalse Staatsargief, vir gereelde bystand te Pietermaritzburg; aan dr. J. A. Heese, voorheen van die Ned. Geref. Kerkargief te Kaapstad, veral vir waardevolle genealogiese inligting; en aan komdt. ds. H. C. Hopkins van Wynberg wat altyd bereid was om my op verskillende maniere te help. Vir vriendelike bystand op Stellenbosch verleen, bedank ek graag proff. P. J. van der Merwe en D. J. Kotzé; en vir jarelange belangstellende bystand, veral oor die vroeë Vrystaatse geskiedenis, betuig ek my erkentlikheid aan proff. J. J. Oberholster

en M. C. E. van Schoor. Van verskeie kollegas aan die Universiteit van Suid-Afrika het ek waardevolle hulp ontvang: proff. J. A. Louw en D. Ziervogel wat elk 'n hoofstuk gelees en probleme bespreek het; mnr. B. J. Liebenberg, M.A., Drs. Hist., wat verskeie hoofstukke gelees het en altyd bereid was om bronne vir my na te spoor; mnr. K. W. Smith, M.A., vir samesprekings oor Graaff-Reinet; proff. M. Boucher en I. S. J. Venter vir die nalees van hoofstukke; mnr. M. S. Appelgryn, M.A., vir die nalees van dele van die manuskrip; prof. P. Smit vir onontbeerlike kartografiese hulp en aardrykskundige advies; en prof. T. van Wijk (tans Rektor van die Universiteit van Suid-Afrika) vir sy deeglike en kritiese ontleding van vroeë gedeeltes van my manuskrip.

'n Besondere woord van dank wil ek rig aan prof. H. B. Thom, voormalige Rektor van die Universiteit van Stellenbosch en nog vroeër Professor in Geskiedenis aldaar: dit was hy wat jare gelede my aandag op die belangrikheid van die Groot Trek gevestig het. Hy het 'n hele aantal hoofstukke gelees en waardevolle wenke gegee. Vir die finalisering van my werk is ek egter uitsluitlik verantwoordelik. Eindelik 'n blyke van groot waardering aan my vrou vir, benewens allerlei bystand, geduld in tye van eensaamheid in die twintigste eeu terwyl ek in die gees só lank in die negentiende vertoef het.

*C.F.J. Muller*
*Pretoria, 1973*

## Voorwoord vir Tweede Uitgawe

Set- en ander foute is gekorrigeer. Enkele verstellings en aanvullings is gemaak. My dank gaan aan die talle persone wat my gehelp het, en ek spreek my waardering uit aan die Universiteit van Suid-Afrika vir sy huisvesting van hierdie uitgawe.

*C.F.J. Muller*
*Pretoria, 1987*

# Die Groot Trek: Sewentig Jaar Kernvertolking, 1901-1970

The Voortrekkers went forth, and the deeds to which we shall soon refer have been the powerful means of opening up to civilisation most of that vast territory which will yet form one of the greatest confederation of states in the southern hemisphere.
A. Wilmot, *The History of South Africa*, Londen en Kaapstad, 1901, p. 101.

... the great disaster of South African history.
W. M. MacMillan, *The Cape Colour Question*, Londen, 1927, p. 247.

The Great Trek was a journey . . . The Great Trek . . . was great because it was, it still is, the central event in the history of European man in southern Africa. The results that have flowed from it can be traced far north to the equator and beyond.
E. A. Walker, *The Great Trek*, Londen, 1934, 1ste uitgawe, pp. 3 en 8.
ber 1936.

. . . the Great Trek was fundamentally a desperate protest against equality between black and white. . . . They withdrew into the wilderness to work out their own salvation. They established States and institutions in which their philosophy was embodied. They achieved self-determination, and established a new civilization, based on the colour bar.
L. Fouché, „Causes and consequences of the Great Trek", *The Star*, 12 Desember 1936.

But, when due allowance has been made for all the bluders and misunderstandings that may be attributed to a foreign Government, the fact still remains that any kind of compromise that might have led to the avoidance of some such movement as the Great Trek on the part of the frontier community would have been extremely difficult, if not impossible. . . . The very 'soul' of the frontier community was threatened, and to save that 'soul' it was prepared as a Trekker community to go out into the wilderness . . .
I. D. MacCrone, „The Great Trek and its Centenary Celebration in the light of group psychology", in *Race Relations*, deel V, no. 4, November 1938, p. 82.

Hij zong geen strydlied; dat doen de heerschzugtigen en de veroweraars. Hij zong psalmen en psalmen zijn gebeden en kreten in den nood, en bidden, dat doen de verdrevenen en de zoekers naar een menschelijk lot.
Wat zoekt een verdrevene uit zijn vaderland tenzij een vaderland? En dat vaderland rolde nevens hem: die lieve, zware, sterke ossewagen.

C. Verschaeve in „Die Voortrekker" in *Voortrekkerspad*, Brugge, 1938, p. 24.

The revolution in the relations between Europeans and non-Europeans, which was effected during the 1820's and 30's, precipitated a crisis in South Africa. In its most important and most distinctive aspect the Great Trek was nothing else than the rebellion of the Boers against the ideas of the philanthropists.
J. S. Marais, *The Cape Coloured People 1652–1937*, Londen ens., 1939, p. 160.

As roepingsdaad was die Groot Trek nie 'n negatiewe versetdaad teen die Britse bewind nie, maar 'n positiewe staatkundige bevrydingsdaad ter verwesenliking van die afsonderlike volkskap ter vervulling van die afsonderlike goddelike volksroeping.
P. J. Meyer, *Die Afrikaner*, Bloemfontein ens., 1940, p. 88.

Tactically the Great Trek represented a decision to give up the frontal attack and undertake an outflanking movement . . . The Great Trek indissolubly linked the future of all South Africa with the Boer race.
C. W. de Kiewiet, *A History of South Africa*, Oxford, 1941, pp. 53 en 56.

As erfenis het die Voortrekkers ons 'n groter Suid-Afrika nagelaat . . . Hul oneindig groter prestasie was dat hulle aan die nageslag nie slegs grondgebied nagelaat het nie, maar grondgebied wat tegelyk draer en verdere kweekplaas was van 'n volksiel.
D. F. Malan, Feesrede op 16 Des. 1949 by die Voortrekkermonument, gepubliseer in *Glo in u Volk*, S. W. Pienaar (red.), Kaapstad, 1964, pp. 132-4.

The Great Trek is part of a continuous process of conquest going on simultaneously throughout Southern Africa, and directed to a single end, the subjugation of its inhabitants.
N. Majeke, *The Rôle of the Missionaries in Conquest*, Johannesburg, 1952, p. 77.

This flight from the life and death land-war between England and the Xhosas was known as the "Great Trek".
"Mnguni", *History of South Africa*, Kaapstad, 1952, p. 81.

Ons weet ons is nog maar fondamentlêers net soos die helde van Bloedrivier was . . . ons weet dat diegene wat geskiedenis maak soos hulle, en soos ons nou, geskiedenis maak van 'n jong volk wat nog in die lente van sy lewe staan . . .
H. F. Verwoerd, Geloftedagrede by Bloedrivier, 16 Des. 1958, gepubliseer in *Verwoerd aan die Woord*, A. N. Pelzer (red.), Johannesburg, 1963, p. 193.

. . . the Great Trek, one of the most spectacular and defiant gestures, (is) at the same time one of the most disastrously short-sighted acts in the whole troubled history of South Africa.
H. W. Jones, *Africa in Perspective*, Londen, 1960, p. 78.

The Great Trek was the Boer frontiersman's Declaration of Independence.
L. H. Gann en P. Duignan, *White Settlers in Tropical Africa,* Penguin Books, Harmondsworth, 1962, p. 31.

Seldom has any historical movement been so successful – and more than successful since in the end the Frontier Resurgent has swept back and overrun the bastions of the Cape itself.
W. M. MacMillan, *Bantu, Boer and Briton,* Oxford, 1963, 2de uitgawe, p. 21.

Die Voortrekkers was emigrante uit hul geboorteland, die Kaapkolonie. In teenstelling met feitlik alle ander blanke emigrante uit Suid-Afrika voor en na hulle, het hulle egter nie verlore gegaan vir die moederkolonie nie, maar dit in werklikheid aansienlik vergroot en versterk . . . die Groot Trek (moet) ook gesien word as die vroegste bewindsoorname, op eie inisiatief deur blankes in die Suid-Afrikaanse geskiedenis . . . In hierdie lig gesien, is die Groot Trek . . . die enigste geslaagde rebellie in die geskiedenis van Suid-Afrika.
C. F. J. Muller, in *Vyfhonderd Jaar Suid-Afrikaanse Geskiedenis,* C. F. J. Muller (red.), Pretoria en Kaapstad, 1968, pp. 126 en 156.

The Great Trek was a sudden, dramatic leap forward, which turned the flank of the southern Nguni chiefdoms, conquered the two most powerful kingdoms in southern Africa, and brought the frontiers of white settlement to the Tugela river and towards the Limpopo. Above all the Voortrekkers were determined to become 'a free and independent people' in 'a free and independent State'.
M. Wilson en L.M. Thompson (reds.) *The Oxford History of South Africa to 1870*, I, Oxford, 1969, p. 406.

The Great Trek created more problems than it solved. . . . Out of the dilemma emerged a compromise solution which, although good enough in the short term, was to lead to untold difficulties.
D. Judd, *The Victorian Empire*, Londen, 1970, pp. 59–60.

# Inleiding

„I have thrown my scruples to the winds and joined in a search for uniformities on a grand scale."
R. Emerson, *From Empire to Nation: the rise to self-assertion of Asian and African Peoples,* Harvard University Press, Cambridge, Mass., 1962, Preface, p. vii.

„Faced by the mountainous heap of the minutiae of knowledge and awed by the watchful severity of his colleagues, the modern historian too often takes refuge in learned articles or narrowly specialized dissertations, small fortresses that are easy to defend from attack. His work can be of the highest value; but it is not an end in itself. I believe that the supreme duty of the historian is to write history, that is to say, the attempt to record in one sweeping sequence the greater events and movements that have swayed the destinies of man."
S. Runciman, *A History of the Crusades,* I, Harmondsworth, 1965, Preface, p. xiii.

Dat die geskiedskrywer steeds doelbewus daarna moet strewe om so objektief as moontlik teenoor sy onderwerp te staan, glo ek. Dat hy egter die onderwerp slegs in die lig wat sy eie hede hom gun en die lig wat sy voorgangers gehad het, benader, glo ek is vanselfsprekend. En dat die keuse van sy onderwerp 'n simpatieke meelewing met die onderwerp meebring, glo ek ook. Nadat ek 'n dertig jaar getrag het om deur kennismaking met die oorspronklike bronne, geskryf deur en oor die Voortrekkers en hul tyd, die figure en strominge uit die tyd as mense en produkte van die menslike gees beter te leer ken, het my simpatie weliswaar nie afgeneem nie, maar het my besef van menslike swakhede beslis toegeneem. Dit geld vir persone wat die trekgedagte en die stuwing van die Trek self probeer bevorder het sowel as vir diegene wat dit probeer teengaan het: in innige wisselwerking het etlike honderde hooffigure gepoog om engere en wyere oogmerke te verwesenlik of om andere te verhinder om hul besondere oogmerke te bereik.[1] Daar word menslike swakhede van allerlei aard waargeneem: jaloesie, onversigtigheid, oorversigtigheid, wreedheid, verraad; daar word velerlei deugde opgemerk:

1. Vgl. G. Kitson Clark: „ . . . the most important task of historical revision is to rescue real men and women who have been shrunk by historians into the bloodless units of a generalization, or have become the ugly depersonalized caricatures of partisan legend or modern prejudice. It is a task well worth doing, since from the contemplation of the stereotypes which have been drawn by historians and by politicians is engendered much of the hatred of the world. The appeal must always be to contemporary documents . . ." (*The making of Victorian England,* Londen, 1966, pp. 13–14.)

selfopoffering, knappe beplanning, taaie volharding, idealisme, dapperheid. Daar word groot skade gely, groot teleurstellings ondervind en jammerlike mislukkings ervaar; daar word groot oorwinnings behaal, skitterende vergesigte gesien, staatkundige prestasies en nasionale tradisies nagelaat.

In hierdie studie staan die Voortrekkers en hul skepping, die Groot Trek, in die middelpunt. Op hul strewe word die hoofaandag toegespits. In soverre dit lig werp op die nuwe situasie in Suid-Afrika wat deur die Voortrekkers geskep is, word die Britse beleid daarteenoor ontleed. So ook word die doen en late van die versplinterde inboorlingstamme buite die Kaapkolonie met wie die grensboere voor die Groot Trek in aanraking gekom het, asook die bedrywighede van inboorlingstamme en ryke met wie die Voortrekkers later onderhandelinge aangeknoop en in botsing gekom het, slegs kortliks nagegaan.

Ek is bewus daarvan dat ek simpatiek staan teenoor die Voortrekkers en hulle onderneming, die Groot Trek. O.a. het ek sterk onder die indruk gekom van die hoeveelheid *geskiedenis* wat hul versnelde Blanke kolonisasieproses aan ons gegee het. Sonder die Voortrekkers, en moontlik met Trekboere alleen, sou 'n gelykmatiger evolusieproses gevolg het en sou ons geskiedenis armer gewees het aan die skouspelagtiger ontwikkelingsgang wat die Groot Trek by uitstek daaraan verleen het. 'n Evolusionêre ontwikkelingsgang kan bes moontlik verkieslik wees (soos in hierdie besondere geval vir heelwat skrywers) bo 'n meer revolusionêre verloop. In die hedendaagse gees van die anti-kolonialisme word baie morele kragte teen elke Blanke kolonisasieproses gemonster; bloed is vergiet om die Suid-Afrikaanse staatkundige verdeling van die Groot Trek te bevestig en 'n ongeëwenaarde Blanke bloedbad was nodig om die staatkundige hereniging te bewerkstellig; daarby het die versewedubbeling van rassegrense a.g.v. die Groot Trek die Suid-Afrikaanse rasseverhoudings grootliks gekompliseer.

Tog moet ons aan die positiewe elemente in die Groot Trek reg laat geskied. Inderdaad was die Voortrekkers konstruktiewe skeppers. In 'n tyd toe die Britse owerheid geweier het om sy staatsadministrasie in Suid-Afrika uit te brei, het hulle hul primitiewe grensboergemeenskappe in primitiewe republieke omgeskep wat draers was van hulle vorm van die Wes-Europese beskawing. Sodoende het hulle die grondstruktuur gelê waarop die ontdekking van minerale in Suidelike Afrika nie alleen verhaas is nie, maar die minerale tewens spoediger benut kon word. Die Voortrekkerbeleid van rassedifferensiasie en territoriale segregasie is as ideologiese oplossing van rasseprobleme sedertdien bevestig as die aanvaarde beleid van die Republiek van Suid-Afrika. Eeue lank was Suid-Afrika hoofsaaklik bekend as steunpunt vir die skeepvaart. Daarna het hy ook as 'n skatkamer van minerale roem verwerf. By die eeuwending het Boere as guerrillavegters teen die Britse wêreldryk hul Suid-Afrikaanse republieke op die wêreldhorison geplaas. Die Republiek van Suid-Afrika van 1961 is wel basies op die Britse parlementêre stelsel geskoei,

maar ideologies is dit die verwesenliking van 'n republikeinse ideaal wat onder die Voortrekkers ontkiem het.

Teen die jare dertig van die negentiende eeu was die tyd lank reeds ryp om Blanke ondernemingsgees en Blanke geestesprodukte met 'n onvergelykbaar vinniger pas in Suidelike Afrika op te stoot. Dat die grens van oorwegend Blanke beheer vandag nog so hoog in Suid-Sentraal-Afrika lê, is daaraan toe te skryf dat die Groot Trek op die bepaalde tyd plaasgevind het. Vanuit die standpunt van die Blanke beskawing gesien, kon dit nie bra langer uitgestel word nie. Dat die Limpopo deur die Voortrekkers slegs op 'n swak front bereik is, toon egter die powere getalsterkte van die Kaapse grensboere, die swak trefkrag van die trekgedagte, en dus die swak dryfkrag van die Voortrek. Inderdaad het uit die oostelike distrikte, waaruit verreweg die meeste Voortrekkers gegaan het, tot 1840 nie meer as 20% van die Blankes getrek nie; en uit die hele Kolonie slegs sowat 9%. Uit die digter bevolkte westelike distrikte het baie min Blankes getrek; die oostelike grenswyke was daarenteen relatief dun bevolk. Sowat 6 000 Blankes, tot 1840 versprei oor die drie noordelike provinsies van die huidige Republiek van Suid-Afrika, kon nie 'n besondere dryfkrag aan die Voortrek gee nie.

Dit bring ons by die vraag of die Voortrekkers 'n basiese beheer uitgeoefen het oor die omstandighede waaronder hulle verkeer het, dan of hulle grotendeels deur die omstandighede beheer is.

Die konsepsie van die trekgedagte en die omskepping daarvan in die trekdaad bewys dat die vroegste inisiatief by die Voortrekkers berus het. Terselfdertyd was die onttrekking van die Kaapse grensboere uit Britse gesag 'n erkenning dat hulle nie kans gesien het om langer suksesvol op toestande in die Kaapkolonie te reageer nie. Die bepaalde tydstip waarop hulle getrek het, is ook grotendeels bepaal deur die druk van ongunstige faktore in die Kaapse grensdistrikte. Deur die afgeleë, uitgestrekte binnelande van Suid-Afrika in te trek, het die Voortrekkers as permanente Blanke bewoners van Afrika op geniale wyse die besondere geografiese gesteldheid van hulle vasteland aangegryp. Die krag wat opgesluit gelê het in die groot oop ruimtes van Suidelike Afrika, het hulle vir hulleself in hul swakheid teenoor die Britse owerheid toegeëien.

In hulle besetting van dié oop ruimtes het hulle weer gewelddadig gebots met twee van die sterkste militêre magte in Suidelike Afrika: Moselikatse se Matebeles en Dingane se Zoeloes. Veral laasgenoemde was sterk genoeg om die ganse lot van die Voortrek op 'n baie kritieke fase in die weegskaal te hou. Dit was hul erfgoedere van die Wes-Europese beskawing wat die Voortrekkers die krisis laat oorleef het: vuurwapens, ossewaens en perde, beter organisasie, en 'n Calvinistiese Godsvertroue dat hulle deur 'n Hoër Hand gelei word om 'n roeping in Afrika te volbring. Daarbenewens kon ontluikende Afrikanernasionalisme later ook grensboerreserwes uit die Kaapkolonie trek.

Dit was egter juis die oorwinning oor Dingane en die daaropvolgende Trek-

kerbeheer oor inwonende en omwonende inboorlinge wat heelwat daartoe bygedra het om dieselfde gesag as dié waaruit hulle weggetrek het, weer in Natal oor hulle gevestig te sien. Potensieel was die Britse owerheid oppermagtig: wanneer hy sou besluit om daadwerklik op te tree teenoor toestande wat deur die Groot Trek geskep is, sou hy sy wil kon deurvoer. Indien dit tot 'n langdurige aksie sou lei, sou slegs die oorweging of die besteding van die nodige fondse ter volharding in die aksie steeds geregverdig bly, op die lange duur die Britse pragmatisme kon laat afsien van die direkte deurvoering van sy aanvanklike beleid. Binne hierdie raamwerk kon die Voortrekkers in die binnelande van Suid-Afrika beweeg. Deur weer weg te trek van die aantreklike subtropiese Natal met sy direkte en mees suidelike poort na die buitewêreld, het die Trekkers aan die een kant hulle selfstandigheidsaansprake gehandhaaf, maar aan die ander kant moes hulle daarmee weer erken dat hulle nie in een van hulle vernaamste doelstellings kon slaag nie. Die pad na Natal is deur die meerderheid van die Trekkers bewandel; dit sou spoedig blyk dat die pad na die see deur die tropiese ooskusvlakte noord van Natal sowel gevaarlik as ongesond vir mens en ondersteunende dier sou wees. Na die binnelandse Trekkergebiede het die potensieel oppermagtige Britse regering die Trekkers nie konsekwent gevolg nie: hy wou nòg die geld daarvoor bestee nòg het hy daarvoor lus gehad. Wat sou die Boere dan verhoed – so het die invloedryke sir James Stephen dit gestel – om maar net weer hoër op in Afrika in te dring en net nog verdere stamme te veronreg en te verdryf? Die Britse owerheid het volstaan met die anneksasie van Natal; daarmee kon doeltreffende beheer oor Port Natal en ook ander bereikbare hawens op daardie kus uitgeoefen word. Betreklik goed afgesluit van die buitewêreld, sou die Trekkers in 'n mate vanuit die suide en ooste beheer kon word deur bv. die toevoer van wapens en ammunisie en ander noodsaaklike voorrade te reël. Onafhanklike maar tog nog half afhanklike „phantom republics" wat in die binneland geduld word, sou as handige, goedkoop buffers dien vir die Britse kuskolonies teen onbeskaafde en lastige stamme van Suidelike Afrika – so het die Britse owerheid dit gesien. Die spookrepublieke wat so gebore is, sou egter die grondslag lê van die Afrikaner se republikeinse tradisies met alles wat dit vir die toekoms van die hele Suid-Afrika ingehou het. Die verdwyning van die Trekkerrepublieke teen 1902 sou die verwesenliking van 'n ontluikende breër republikeinse strewe sestig jaar later in 'n groter eenheid meebring.

Omstandighede het wel in groot mate die Trekkers beheer: aan die ander kant het daadkrag en geïnspireerde volharding om hoogtes uit te worstel weer in 'n groot mate die Trekkers gestaal tot 'n sonderlinge prestasie, t.w. om binne 'n enkele geslag duisende Brits-koloniale grensboere in selfstandige republikeine om te skep. Dat die onafhanklike staatjies aanvanklik primitief en baie onervare was, en die inwoners onderling erg verdeeld was, dat die staatsgesag relatief swak uitgeoefen is – dit kon alles nie die feit verbloem dat vir die heel eerste keer in ons geskiedenis daar Blanke Afrikaners

was wat oorsese beheer suksesvol afgewerp het nie. En hulle het daarin geslaag om eie en Brits-erkende state in die lewe te roep waarin hulle sake volgens hulle tradisionele insigte, by uitstek ten opsigte van die Nie-Blankes, kon inrig. In hierdie sin, soms aarselend en onbeholpe, het die Voortrekkers tog basies uitgestyg bo omstandighede wat hulle voorvaders nie kon oorwin nie. Die raamwerk waarin hulle kon beweeg, is egter vasgelê deur geografiese omstandighede, die Britse regering en die inboorlinge.

Ek sien die hele Groot Trek as 'n ontwikkelende verskynsel: vanaf 1834, toe die finale fase van meer doelgerigte verkennings van die Suid-Afrikaanse binnelande begin het, tot 1854, toe te Bloemfontein met die laaste van die twee Konvensies erkenning aan die Oranje-Vrystaatse Republiek deur Brittanje verleen is. Tydens die twee dekades verander dit merkbaar van karakter. Van sy vroegste beplanning en ontplooiing onderskei ons 'n mobiele fase (tot ongeveer 1838), gevolg deur 'n oorwegend vestigende fase (tot 1842), wat reeds die republikeinse tydperk inlui, waarop 'n fase van verset teen die Britse owerheid (1842–1848) waargeneem word, en ten laaste 'n fase van staatkundige erkenning deur die Britse owerheid (tot 1854).

Die eerste fases, van die verkenningstogte deur Blankes, tot die histories besonder betekenisvolle slag van Bloedrivier, is in baie opsigte die interessantste: die wesentlike kenmerke van die Groot Trek kan ten beste in sy oorsprong en ontplooiingsjare waargeneem word. Trouens, die begin van 'n beweging is gewoonlik een van sy belangwekkendste fases. Oorsaaklike faktore oor die lang en die kort termyn is in werking, die beweging kry momentum deur die propagering van 'n idee, teenpropaganda bekamp die idee; daar is 'n opwerking na 'n krisispunt waar sekere deurslaggewende faktore onderskei kan word, en dan kom die beweging onder sy eie momentum onder weg. Daarna volg maklik 'n tydelike verslapping van spanning. In die eerste, mobiele fase bou spanning van die begin af deurlopend op, intens dramatiese gebeure vind plaas, en dit sluit af met een van die grootste veldslae tussen Blank en Nie-Blank in Suid-Afrika wat tegelyk tot 'n nasionale Geloftedag van die Afrikaner lei. Dit is die vrugbare teelaarde waarin 'n gedagte ontkiem het, wat hier ondersoek word. Slegs tot sy ontvlamming, laat in 1836, word die ontwikkeling van die trekgedagte nagespoor. Hier is 'n ontleding van die oorsprong van die Groot Trek wat uit sy eie aard sy probleem postuleer: presies hoe het dié sleutelbeweging ontstaan? Hoe diep wortel hy in die Suid-Afrikaanse verlede?

Met Trevelyan kan ek sê „the mystery of time past continually enthralls me . . . The curtain of cloud that hides the scenes of the past is broken here and there, and we have magic glimpses into that lost world, which is as actual as our own, though placed on another step of the moving staircase of time."[2] As professionele swerwer in die tyd vanuit 'n onrustige basis in die laaste

2. G. M. Trevelyan, „*Stray thoughts on history*", in W. Burnett (red.), *This is my Philosophy*, Londen, 1958, p. 95.

dekades van die twintigste eeu, is ek maar te bewus van my onvermoë om die newels van die tyd effektief te deurdring. In chronologiese tydsverband is die vroeë negentiende eeu naby ons. Eintlik lê dit wesentlik in 'n ander wêreld, 'n wêreld wat deur 'n steeds wyer gapende tydskeiding in vinnige tempo verder van ons verwyder word. In dié tydskeur word gevind o.a. die Laat-Industriële, die Tegnologiese, die Wetenskaplike en die Marxistiese Revolusies,[3] asook, boweal, die magtige Wêreldrevolusie wat die lewe die afgelope dekades op alle terreine, en orals in Afrika, transformeer. Om meer as 'n floue weergawe te gee van soms verrassende insaeflitse in waarhede in die ander, skynbaar verlore, wêreld van die Voortrekkers, is uiters moeilik.[4] Indien 'n behoorlike vertolking van historiese gebeure sy inspirasie vind en voortvloei uit roetine-opsporing en verwerking van bronne, is die probleem dié om die gloed van hierdie inspirasie te temper met die eentonigheid van perspirasie. Ek verwerp Acton se uitspraak: „The dust of archives blots out ideas,[5]" maar erken die gevaar dat energie, gewy aan die opsporing van diep verborge argiefmateriaal, ten koste van oorspronkliker denke gebruik kan word. Die betekenisvolste historiese denke moet egter steeds aan die hand van die intiem-

3. Daar is 'n treffende parallelle migrasieverskynsel in China presies 'n eeu na die Groot Trek wat o.a. omrede sekere verskille en ooreenkomste met die Groot Trek vermelding verdien. Gedurende Oktober 1934 – Oktober 1936 het Mao Tse-Toeng met 100 000 volgelinge oor geweldige afstande en te midde van enorme probleme met heroïese daadkrag teen skynbaar onmoontlike opposisie 'n reis van naby die kus na 'n geïsoleerde binnelandse posisie afgelê. Dié grootskaalse migrasie word, soos die Groot Trek, gekenmerk deur 'n onttrekking of ontwyking van 'n konfrontasie met 'n te sterk vyand of vermeende vyand. Albei verhuisings het die grondslae gelê vir oorwinnings van besondere ideologieë. Daar is ook 'n belangrike verskil tussen die sogenaamde „Groot Mars" deur China en die Groot Trek deur Suid-Afrika. Eersgenoemde was skynbaar 'n eenmalige verhuising van aanvanklik nie minder dan 100 000 weerbare manne nie; laasgenoemde het bestaan uit 'n hele reeks opeenvolgende klein trekkies van hele gemeenskappe in migrasie. Die Chinese „Groot Mars" was uitsluitlik 'n militêre beweging. Omdat die weerbare manne in die Suid-Afrikaanse Groot Trek 'n relatiewe klein minderheid uitgemaak het, is die militêre karakter daarvan nie so opvallend nie. Albei trekgroepe het hulle in 'n tydelik geïsoleerde posisie gevestig van waar hulle ideologie geleidelik gekonsolideer en versprei is.

As gevolg van die skynbaar oneindige ketting van oorsaaklike skakeling in die geskiedenis, vind ons vandag dat die gevolge van die Groot Trek deur die gevolge van die „Groot Mars" agterhaal word. Die Blanke Suide se basiese lewenspatroon word nl. deur Swart Oos-Afrika, gerugsteun deur Rooi China se ideologiese, tegniese en militêre invloed, al hoe meer bedreig. Vgl. S. Schram, *Mao Tse-tung*, Harmondsworth, 1966, pp. 177–189 en 204.

4. 'n Vooraanstaande, penvaardige Amerikaanse geskiedskrywer, A. M. Schlesinger jr., wat aan die hand van binnekringse waarneming sy eie tyd met groot selfvertroue beskryf, beken tog: „But the reconstruction of past events is exceedingly difficult, if not impossible . . ." (*A thousand days: John F. Kennedy in the White House*, Londen, 1966, Foreword, p. x.)

5. H. Butterfield, *Man on his Past: the Study of the History of Historical Scholarship*, Cambridge, 1969, p. 91.

ste kontakte met die historiese gebeurtenisse plaasvind; en dit noodsaak intensiewe en herhaaldelike raadpleging van die primêre, en veral die argivale spore van daardie gebeurtenisse. Soos blyk uit die bronnelys, lê hierdie spore dwarsdeur die Westerse lande. Hulle kan darem nouliks vergelyk word met die ryk neerslag in die argiewe van Kaapstad.

Die atmosfeer van die Voortrekkertyd kan ten beste uit dokumente van dié tyd aangevoel word. Nieteenstaande groot gapings, het verrassende neerslae bewaar gebly, wat met geduld en toewyding, en in korrelasie met mekaar, aangewend kan word om hierdie aksievolle oorgangsjare te laat herleef.

Daar is min vername strominge in ons geskiedenis waarvan nie een of ander faset deur die Voortrekkertydperk strengel nie. Om al die strominge stelselmatig na te spoor en behoorlik in perspektief te stel, is 'n onmoontlike taak. Soos blyk uit die literatuurlys, het ek probeer om so wyd moontlik resente studies oor relevante historiese temas te raadpleeg. Ons noem enkele: binnelandse toestande in die vroeë negentiende-eeuse Groot-Brittanje; owerheidsbeleidsrigtings teenoor Nie-Blankes, ook buite Suid-Afrika; kerk- en sendinggeskiedenis; grensverskynsels in ander wêrelddele; rebellies en revolusionêre oorgangsverskynsels; en Bantoestamgeskiedenisse.

Die perspektivering van dié historiese verskynsel in plek en tyd noodsaak 'n hervertolking van wat talle historici reeds oor die Groot Trek geskryf het. Soos die *Difaqane* (of *Mfecane*) soms as die heroïese periode van die Bantoe gesien word,[6] so is ook die Groot Trek tereg as die heldetydperk van die Afrikaner uitgebeeld. Maar dit is kenmerkend van baie historici in talle lande wat in tye van opwelling van nasionale gevoel lewe, dat eie leiers en volke dan met 'n besondere piëtisme bejeën word. So ontstaan mites t.o.v. nasionale helde en heldedade, wat op sigself histories waardevol is. Later, met die ontwikkeling van 'n meer objektiewe geskiedskrywing, word dikwels onbewus van die piëtistiese reste in die wetenskaplike geskiedskrywing ingedra.[7] Die tyd is nou ryp om aan die hand van 'n wetenskaplike herontleding van die bronne, die Groot Trek meer krities in die wêreldgeskiedenis te plaas en ook 'n beter verantwoorde plek daarvoor in te ruim.

6. Omer-Cooper het reeds oor Swart Suidelike Afrika geskryf: „The memory and traditions of the Mfecane have played and continue to play an important part in the lives of many Bantu peoples. For some it represents their heroic period and it is in terms of the leaders and events of those days that they define their units and sense of identity . . . In more recent times the traditions of the Mfecane have retained their fascination . . . This development can be seen in the tendency of such groups as the Ngoni and the Ndebele to look back on the Mfecane as a golden age, ruined by white colonization." (*The Zulu Aftermath*, Londen, 1969, pp. 180–181.)

7. Vir die Amerikaanse geskiedskrywing vgl. J. Higham (red.), *The Reconstruction of American History*, New York ens., 1962; en A. S. Eisenstadt (red.), *American History: Recent Interpretations*, 2 dele, New York, 1962; en vir Oosterse geskiedskrywers vgl. W. G. Beasley en E. G. Pulleyblank (reds.), *Historians of China and Japan*, Oxford Univ. Press, Londen, 1961.

# I Perspektiewe

„The historian cannot be free from either moral or political judgments any more than the scientist can be, but he can do his best to form both in the light of history, flickering and feeble though it may be ... For all societies the past has been a living past, something which has been used day after day, life after life, never endingly ... true history – the attempt to see things as they were, irrespective of what conflict this might create with what the wise ones of one's own society make of the past ... The business of the historian is to make sense of the past."
J. H. Plumb, *The Death of the Past,* Londen, 1969, pp. 16–17, 11, 13–14 en 133.

„Since history is not an objective reality, but only an imaginative reconstruction of vanished events, the pattern that appears useful and agreeable to one generation is never entirely so to the next ... If well enough satisfied with the present we are likely to pay our ancestors the doubtful compliment of approaching them with a studied and pedantic indifference; but when the times are out of joint we are disposed to blame them for it, or else we dress them up, as models suitable for us to imitate, in shining virtues which in fact they never possessed, which they would perhaps not have recognized as virtues at all."
C. L. Becker, *The Heavenly City of the Eighteenth-Century Philosophers,* Yale University Press, New Haven ens., 1962, pp. 88 en 89.

In soverre as wat die geskiedskrywer een historiese verskynsel uit 'n reeks gebeurtenisse kan isoleer, is die Groot Trek vandag die belangrikste enkele verskynsel in die Suid-Afrikaanse geskiedenis. Die betekenis van die Groot Trek is egter nie konstant nie. Geen historiese verskynsel behou 'n volkome konstante waarde nie: allermins so 'n gevolgryke verskynsel. Sedert 1938 het die beeld van die Groot Trek reeds 'n treffende metamorfose ondergaan. In die meer resente Swart-sentriese, of minder Blank-sentriese, hervertolkings van ons geskiedenis, krimp sy betekenis vanselfsprekend vinnig.[1] In die toekoms sou dit

1. Uit L. M. Thompson se onchronologiese fragmentering van die Groot Trek in Hoofstuk VIII van Wilson en Thompson se *Oxford History of South Africa,* I, Oxford, 1969, waar die Republiek Natalia afgehandel word voordat die Groot Trek eintlik 'n aanvang neem in Hoofstuk IX, blyk die betekenisvermindering van die Trekkeronderneming in 'n poging om meer reg te laat geskied aan Nie-Blanke daadkrag. In dieselfde jaar oordeel J. D. Omer-Cooper weer oor die Bantoe-bevolkingsverskuiwings wat die Groot Trek voorafgegaan het soos volg, in verhouding tot die Groot Trek: „These migrations . . . are really aspects of a single process which, in scale alone, must be regarded as one of the great formative events of African history. It far exceeds other comparable movements such as the sixteenth-century migrations of the Zimba and Jagas and it positively dwarfs the Boer Great Trek." (p. 4.)

kon gebeur dat die Groot Trek teen die nuwe agtergrond wat die opvolgende jare daaraan gaan voorsien, van songrootte tot stergrootte kan krimp.

'n Paar jaar na die aanvang van die Groot Trek is ingesien dat die meer as 180-jarige Kolonie 'n belangrike nuwe fase van sy bestaan binnegegaan het. Die Trekboerbeweging, wat toe meer as 'n eeu aan die gang was en boere reeds ver oor die Oranjerivier gevoer het, was 'n alombekende verskynsel. Die „Voortrekker", wat ook noord getrek het, is aanvanklik in sekere kringe verwar met die Trekboer; gevolglik het die volle betekenis van die nuwe beweging nie dadelik tot hulle deurgedring nie. Die vroegste name wat aan die nuwe beweging gegee is, illustreer die besondere kontemporêre terminologie.

Die woord „trek" (identies in Hollands en in Engels, waarin dit juis op hierdie stadium ingeburger is[2]) word onder meer in die vorms „trekboere" en „weggetrokkenes" aangetref. Die besondere bybetekenis wat aan die woord „trek" geheg is, nl. om met ossewa, vee en besittings te verhuis, te emigreer, uit te wyk of die Kolonie te verlaat, was in Suid-Afrika teen die eerste dekades van die negentiende eeu reeds stewig gevestig. Laasgenoemde ekwivalente word in hierdie jare ook algemeen gebruik, en in verskillende vorms, wanneer na die Voortrekkers verwys word: emigrante- (boere), verhuisers (ook selfverhuising), uitgewekenes en weggetrokkenes.[3] Terwyl daar nog onsekerheid was oor die lot van die beweging, en daar steeds die moontlikheid bestaan het dat die wegtrekkende grensboere, soos sommige trekboere, na die Kolonie sou kon terugkeer, is slegs dié name gebesig. Later, toe dit in beter perspektief as 'n vername, unieke beweging gesien is, is die eenvoudiger begrip verhuising of emigrasie skynbaar nie meer so bevredigend beskou as die dubbele begrip voorste of eerste trekkers nie. Daarmee word nie te kenne gegee dat die hele betekenis van die „voortrek" reeds besef is nie. Die eerste persone wat voor getrek het, was letterlik voor op die trekpad in plek en/of tyd.[4] So word die vroegste intrekkers in die Republiek Natalia vanaf 1840 reeds as „voortrek-

2. Veral deur Thomas Pringle se geskrifte, soos sy *Narrative of a Residence in South Africa,* Londen, 1840, p. 8. Vandag word die woord „trek" sonder aanhalingstekens deur Amerikaanse historici in verband met gebeure in die Amerikaanse Weste gebruik. Vgl. R. A. Billington, *The Westward Movement in the United States,* Princeton, 1959, p. 44. O. C. Coy se *The Great Trek* verskyn in Kalifornië in 1931, drie jaar vóór die eerste uitgawe van Walker se *The Great Trek.*

   In 1837 word 'n Engelse vorm ook aangetref: „The Old Story in this Colony no sooner completely settled than track to another place . . ." (L.G. 396: J. M. Oliver aan C. L. Stretch, 6 Maart 1837, p. 212.)

3. Sien die kolomme van *De Zuid-Afrikaan* en *Het Nederduitsch Zuid-Afrikaansch Tijdschrift,* albei gedurende 1836–1838. Eerw. E. Smit, bekende dagboekskrywer uit die tyd, gee skynbaar voorkeur aan „reisigers" wat „verreis", „voortreis", „vertrek" en „ry" (G. S. Preller-uitgawe, *Voortrekkermense,* II, Kaapstad, 1920, pp. 117, 134, 138, 210, 215 en 217).

4. Brief ontvang van Port Natal, gedateer 10 April 1839, in *De Meditator,* 14 Mei 1839.

kers" beskryf.[5] Meer as 'n dekade later word die woord „voortrekker" ook in die Oranje-Vrystaat in die betekenis van die eerstes onder hierdie bepaalde groep pioniers gebruik.[6] Algaande, gedurende die laat negentiende eeu, is die hedendaagse tegnies-historiese betekenis van deelnemers aan die Groot Trek finaal aan die woord Voortrekkers geheg.[7] Aldus het die twintigste-eeuse geskiedskrywer sy terminologie hier bekom.

Die beweging van die Voortrekkers word in Julie 1837 skynbaar vir die eerste keer met die benaming „groot" vereer.[8] In *De Meditator* van 20 Maart 1838 verskyn 'n berig wat verwys na „such an extensive and general Emigration of a hardy and industrious Peasantry . . ." Kaptein W. C. Harris, die veelsydige jagter-kunstenaar, het in Julie 1838 in sy kort historiese studie „Sketch of the Emigration of the Border Colonists" die Trek as „so extraordinary an expatriation" beskryf. Hy onderskei tussen die betreklik gewone „Partial emigrations" en dié van „a body of between *five and six thousand* souls, who have with one accord abandoned the land of their nativity . . ."[9] Eers 'n jaar na die Bloemfontein-Konvensie, wat 'n Brits-erkende staatkundige selfstandigheid eindelik ook aan die Transoranje-Trekkers besorg het, is die verskynsel deur 'n geskiedskrywer soos eerw. W. C. Holden blykbaar vir die eerste keer met die adjektief „groot" in sy moderne vorm vereer.[10] Die beweging wat twintig jaar tevore begin ontplooi het, was toe reeds in beter perspektief gestel.

Die latere, veel betekenisvoller, konsekwensies van die Groot Trek het eers met die twee Anglo-Boere-oorloë, diep in die negentiende eeu, tot die historiese bewussyn gekom. Die nog latere gevolge, van nog groter draagwydte, het met die unifikasie van Suid-Afrika en die verskillende vorms van die Afrikaner se nasionale reaksies, die aandag getrek. Die gevolge teen die jare sestig van hierdie eeu troon nog hoër uit, onder meer met republiekwording en internasionale afkeuring van ons rassebeleid. Hoe verder die Groot Trek deur die verloop van jare in die verlede teruggeskuiwe word, des te sterker hel hy oor nuwere tye waaroor sy skaduwee steeds voller val en in sterker aksente

5. *Not. Natalse Volksraad*, pp. 33, 39, 43, 53, 70, 76, 121, 152 en 174.

6. C. P. J. Prinsloo beskryf homself in 'n memorie om grond as „altoos een van de voortrekkers van de immigrante boeren zynde geweest" (2 Julie 1855, in *Not. Vrystaatse Volksraad*, p. 341).

Nog 'n dekade later rig W. J. Pretorius 'n ongedateerde memorie aan die Vrystaatse Volksraad by die sitting van 7 Mei 1866: „ . . . ik een van de oude Voortrekkers ben die in 1837 de Kaap Kolonie heb verlaten . . ." (Uit 'n afskrif aan my voorsien deur die Argivaris, Vrystaatse Staatsargief, Bloemfontein, in brief gedateer 7 Desember 1960. Vgl. ook 'n vroeër skrywe van dieselfde Argivaris, gedateer 26 Oktober 1960, waaruit blyk dat die memorie nie in Pretorius se eie handskrif opgestel is nie.)

7. Vgl. A. P. de Lima se *A História de Louis Trichardt*, L. Marques, 1964, p. 15. In die twintigste eeu het „voortrekker" ook nog 'n wyere populêre betekenis bygekry: dié van Afrikanerpionier in die algemeen. Vgl. bv. Bana Maie, *Voortrekkerslewe in Donker Afrika* (die toenmalige Brits-Oos-Afrika), Pretoria, 1928.

8. „An old Colonist" verwys in *The Graham's Town Journal* van 13 Julie 1837 na „the

betekenis daaraan verleen. Dat dit 'n keerpunt was, word steeds duideliker.

Die Groot Trek is vandag sowat 'n halfeeu kort om chronologies suiwer in die sentrum van die Blanke Suid-Afrikaanse vestigingsgeskiedenis te wees: dit is egter nog steeds verseker van sy sentrale plek wat Walker in 1934 daaraan toegeken het. Dat die Witman vandag met 'n beleid van segregasie en differensiasie in 'n selfstandige republiek in volle beheer is in die suide van 'n politiekbewuste Swart en Bruin Afrika, moet hoofsaaklik aan die Groot Trek toegeskryf word. Watter verdere gevolge vir die Witman beskore mag wees, is nie ter sake nie: die verwesenliking van die laaste vername doelstellings van dié beweging is vandag duidelik herkenbaar.[11]

Met die Groot Trek het die geskiedenis van Suid-Afrika in baie opsigte 'n nuwe wending geneem. Alhoewel dit altyd gewaag is om te probeer vasstel watter verloop ons geskiedenis sou gehad het indien die Groot Trek nie plaasgevind het nie, omdat onpeilbare faktore te voorskyn kon gekom het, kan sekere afleidings tog gemaak word.

Daarsonder sou 'n Brits-beheerde kolonisasie vir eers baie stadig in Suid-Afrika opwaarts voortbeweeg het. Deurdat Afrikaanssprekende grensboere die Groot Emigrasie op hierdie tydstip onderneem het, het private Afrikanerinisiatief in die laat jare dertig van die negentiende eeu vir die eerste keer relatief geslaagde leiding geneem. Britse beheer sou miskien 'n kleurbeleid van gelykstelling en integrasie van alle rasse meegebring het; Afrikaner-grensboer en later Voortrekkerbeheer, het 'n teenoorgestelde beleid, dié van territoriale segregasie en kleurdifferensiasie, verseker. Britse beheer sou 'n beleid van sentralisasie van Britse bestuursinstellings, met Engels moontlik as enigste amptelike taal en stemreg slegs volgens beskawings- en eiendomskwalifikasies, ingehou het; en uiteindelik sou verantwoordelike bestuur en nog later dominiale status op so 'n grondslag gevolg het. Voortrekkerbeheer het heeltemal weggebreek van die monargistiese staatstelsel en vir Suid-Afrika 'n nuwe republikeinse staatstelsel geskep. Net soos die Franse Hugenote in die Neder-

great emigration which has taken place" (Van Jaarsveld, *Lewende Verlede*, Johannesburg, 1962, p. 191).

9. Sien sy *Narrative of an Expedition into Southern Africa . . .*", Bombaai, 1838, p. 344. Reeds sowat 'n jaar vroeër is in Kaapstad 'n byna soortgelyke teks in sy *Sketch of the Emigration of the Border Colonists, extracted from the unpublished Journal of a Visit to the Chief Moselekatse* in pamfletvorm gepubliseer.

10. *History of the Colony of Natal*, Londen, 1855, p. 346. Die presiese woorde lui: „The great 'trek' of these Dutch Farmers took place between 1836 and 1840." 'n Stelselmatige behandeling van die hele onderwerp in wyere verband is deur prof. F. A. van Jaarsveld in sy *Lewende Verlede* op pp. 173–200 gegee. Ek het tevore reeds in verband met my *Die Britse Owerheid en die Groot Trek*, Pretoria en Kaapstad, 1969, 'n ongepubliseerde studie van dieselfde tema gemaak. 'n Vroeë, onbeholpe poging is aangewend deur dr. K. Th. Wenzelburger in sy *Die Geschichte der Buren*, Neuremberg, 1902, p. 68.

11. C. F. J. Muller, „Die Groot Trek in perspektief" in *Standpunte*, Nuwe Reeks, 52ste jg., XVII, 4, April 1964, p. 4.

landse koloniale gemeenskap opgegaan het, net so sou die Afrikaner bes moontlik veel stadiger, maar net so seker, in 'n Angel-Saksiese koloniale gemeenskap opgegaan het. Met die onttrekking van 'n belangrike deel van die Afrikaner-grensboere uit die Brits-wordende Kaapkolonie, is die ou Hollands-Afrikaanse kultuur in primitiewe vorm deur die voortbestaan van 'n staatkundige vrye en selfstandige Afrikanernasie in die binnelande van Suid-Afrika verseker.[12] En toe dit later in dieselfde eeu deur Brittanje bedreig word, is 'n nasionale ontwaking van die Afrikaner nie net in die republieke nie, maar ook in die Kaapse bakermat te voorskyn geroep.

Die Groot Trek het nog verdere en grotere veranderings in Suidelike Afrika ingelui. Die militêre krag van die Matebele- en die Zoeloeryk, soos hulle in die vroeë negentiende eeu geken is, is finaal verbreek: ander stamme het die geleentheid gekry om 'n belangriker rol te speel. Terwyl die Matebele oor die Limpopo uitgewyk het, is die Zoeloes feitlik in die noordoostelike uithoek van Suid-Afrika vasgepen. Wat die Bantoe betref, het die Groot Trek dus 'n groter verskeidenheid van die reeds wydverspreide stamme in Suid-Afrika verseker. Deurdat swakker stamme die natuurlike bondgenote van die Voortrekkers geword het, is hulle as aparte entiteite beskerm.

Insgelyks het die Groot Trek 'n aparte voortbestaan van die Blankes in Suid-Afrika in twee strydende groepe meegebring. Blanke bloed word, in pogings om die Trek te handhaaf, op klein skaal tydens 1842 tot 1848 vergiet in Trekkerverset teen die Britse owerheid. Gedurende 1881 vind groter bloedgieting plaas ter wille van die herwinning van die Transvaalse onafhanklikheid; en met 'n ware *Suid-Afrikaanse* oorlog heel teen die end van die eeu geskied verreweg die grootste Blanke slagting in ons geskiedenis. Ter wille van die hereniging van die Suid-Afrika wat deur die Groot Trek opgebreek is, geskied die bloedbad; maar tegelyk blaas dit die Afrikaans-Engelse teenstelling baie sterker aan. In so 'n mate woed die Afrikaner se nasionale vuur nou in reaksie voort dat die uitkristallisering van die republikeinse ideaal ses dekades later verwesenlik word in een republiek wat oor die hele Suid-Afrika tot net suid van Delagoabaai strek.

Ons wil ons tesis verder voer. Die Groot Trek is nie net 'n gebeurtenis van groot belang in die geskiedenis van Suid-Afrika nie: dit is onbetwisbaar verder ook 'n betekenisvolle gebeurtenis in die lang geskiedenis van sy groot vasteland, Afrika. In die geskiedenis van Afrika is die Groot Trek 'n unieke verskynsel in soverre dit die eerste grootskaalse noordwaartse beweging van Blanke Europeane in historiese tye uitmaak.

Vandag is Suid-Afrika geografies en in baie ander opsigte 'n belangrike deel van Afrika. Met die stigting van 'n Blankedom in Suid-Afrika in die middel van die sewentiende eeu kon die Kolonie twee eeue daarna nog net sowel 'n eiland in die Suidelike Halfrond gewees het, 'n eiland wat oorwegend

12. A. J. H. van der Walt en andere, verwerk deur D. W. Krüger, *Geskiedenis van Suid-Afrika*, Kaapstad ens., 1965, p. 188.

skeepsverbindinge met 'n vasteland van Swartmense na sy noorde onderhou het.

Die Groot Trek, wat meer as vyftien dekades gelede ontplooi het, het in baie opsigte daartoe bygedra dat die Republiek van Suid-Afrika vandag as 'n Wit Reus met sy rug teen die suidelike oseane staan, in verset nie slegs teen die meeste van die tot dusver talle swakker Swart state van Afrika nie, maar ook teen talle ander moondhede wat hom wil beweeg om van sy kleurbeleid af te sien.

Dit is juis omdat die idee van skeiding en differensiasie tussen Blank en Swart deur middel van die Groot Trek as tradisie gevestig is in die historiese ontwikkeling van Suid-Afrika, dat hierdie stryd vanaf die jare sestig van die twintigste eeu – toe Swart Afrika eensklaps volkome ontwaak het – sy grootste krisispunt bereik het. Die Groot Trek het verhoed dat die dun Blanke kolonisasiestroom in die mensemassa van swart Afrika heeltemal verbruin, vergeel en verblas, soos in baie ander kolonies deur Europeane beset. As 'n relatief geslaagde opstand teen die Britse beleid van rassegelykstelling en -integrasie in die Kaapkolonie, is die plasing van die Witman in 'n magsposisie midde in 'n Nie-Blanke meerderheid prinsipieel bevestig in Blanke republieke. Toe die republieke verdwyn het, het hul kleurbeleid reeds genoegsame invloed uitgeoefen om dit as tradisionele beleid in Suid-Afrika aanvaar te kry. Onder politieke, administratiewe en tegniese leiding van die Blanke minderheid, en met behulp van Nie-Blanke arbeid, is die besonder ryk minerale- en ander aansienlike hulpbronne van Suid-Afrika tot so 'n welvaartspeil ontwikkel dat die Republiek van Suid-Afrika selfs lande soos Egipte, Marokko en Algerië, met eerbiedwaardig-oue kultuurbodems, ver verbygestrewe het. Die ontstaan van die Groot Trek in die jare dertig van die negentiende eeu het die ontdekking van sy besonder ryk minerale neerslae en die ontwikkeling van sy nie onbelangrike ander hulpbronne verhaas.

Die Blanke oopstelling van die binnelande was onvermydelik, maar die feit dat dit juis geskied het op hierdie besondere wyse op hierdie besondere tyd, deur middel van Afrikaanssprekende emigrante-boere wat die meeste van die oorgeblewe gesonde ruimtes van Suidelike Afrika vir die stigting van hul republieke gekies het, het vandag 'n diep en dringende betekenis. Aan die Blanke in Suidelike Afrika het dit 'n voorsprong in die negentiende-eeuse uitbreiding besorg. Hoewel nie 'n groot voorsprong nie, kan die tot dusver suksesvolle twintigste-eeuse verset van die Republiek van Suid-Afrika hoofsaaklik aan dié voorsprong toegeskryf word. Of die voortbestaan van Blanke beheer as 'n reddende seën of as 'n noodlottige euwel beskou word, affekteer hoegenaamd nie die basiese gewig van die feit dat die Blanke republikein in Suid-Afrika sy voorsprong, verwerf in die negentiende eeu, nog behou het nie. So betekenisvol is dié feit dat dit in die jare sestig van die twintigste eeu tot 'n feit van wêreldbelang uitgetroon het. In sy eie negentiende eeu was die Groot Trek op sigself glad nie 'n gebeurtenis waaraan wêreldbetekenis geheg

is nie[13] – buite Britse koloniale kringe het dit min aandag getrek en op die Britse koloniale beleid het dit oënskynlik weinig invloed uitgeoefen. In sy twintigste-eeuse betekenis het die Groot Trek baie beslis 'n plek in wêreldverband verower.

Die belangrikheid van die Groot Trek kan met nog enkele voorbeelde toegelig word.

Ons het reeds aangetoon hoedat dit 'n nuwe tyd in ons geskiedenis ingelui het. 'n Verdere betekenisvolle aspek van die Groot Trek is die feit dat dit terselfdertyd 'n vername driekwarteeu in ons geskiedenis afgesluit het. In die laaste kwart van die agtiende eeu het nuwe faktore verskyn wat minstens deurloop tot die middel van die negentiende eeu. Van buite sowel as binne die Kaapkolonie het hierdie faktore gekom om in innige wisselwerking by te dra tot die voorbereiding van 'n belangrike oorgang na 'n nuwe tyd. Die Bantoegrens in die ooste van die Kaapkolonie het nou prominent verskyn; as die eerste van die talle Bantoegrense wat deur die Groot Trek sewevoudig vermeerder sou word, lui dit die negentiende eeu in. Onder die Kaapse „Patriotte" het dit in die laaste kwart van die agtiende eeu begin woel en gis om 'n groter aandeel in die regering van die Kaapkolonie te bekom. Teen die laat negentiende eeu was dié strewe in 'n groot mate bereik. Die relatief onbekende Kaapse kapitalis het as koopman teen die laat agtiende eeu reeds wêreldkontakte gemaak. Die stadige groei van private ondernemingsgees onder die monopoliestelsel van die Nederlandse Oos-Indiese Kompanjie het nou verbrei tot entrepreneurskap met breë horisonne: skimme van die negentiende-eeuse mynmagnaat en industriekonings begin uit die newels van die toekoms te voorskyn te kom.

Toe die Groot Trek die nuwe tyd afgesluit het, was die gebied van Blanke kolonisasie in Suid-Afrika gebalkaniseer in vier state: twee Britse kuskolonies en twee selfstandige republieke waarvan elkeen met Bantoegrensprobleme opgesaal was. In die proses van politieke en konstitusionele groei het die Groot Trek eweneens 'n vername rol gespeel. Gedurende die tydperk 1834–1854 is 'n hele paar nuwe beleidsrigtings in verband met Bantoeprobleme opgestel en beproef. As 'n sterk versnelde Blanke kolonisasieproses deur Afrikaner-grensboere, het die Groot Trek vir kapitaalkragtige entrepreneurs nuwe eksploitasiemoontlikhede in Afrika vanuit die gesonde suidelike hooglande en sy strategiese kushawens geopen.[14]

Ons het hierbo reeds daarop gewys dat die Groot Trek die eerste geslaagde afwerping van oorsese beheer was deur die aktiewe Voortrekkerseksie van die Afrikaners, die belangrikste deel van die permanente Blanke inwoners van Suid-Afrika. Daar is verder aangetoon hoe dit tot die oprigting van nuwe Blanke staatkundige eenhede gelei het. Toe die twee Boererepublieke, na 'n bestaan van 'n halfeeu deur 'n lang en bitter oorlog hul onafhanklikheid ver-

13. Daar was slegs sporadiese verwysings in die Nederlandse en Amerikaanse pers.

14. Muller, *Die Britse Owerheid en die Groot Trek*, p. 1.

loor het, het 'n diepgevoelde Afrikanergrief nog 'n halfeeu voortgeleef. Soos Slagtersnek in die vroeë negentiende eeu in 'n sekere sin die opstand teen strenger Britse beheer oor die grensstreke was, so was die Rebellie in die vroeë twintigste eeu 'n opstand teen nouer inskakeling by die Britse Ryk. Van stembus tot stembus het die Afrikaners nou daarna gestreef om die beslissing van die Anglo-Boere-oorlog uit te wis om sodoende wat met die Groot Trek bereik was, te herwin. Dit het in 1961 werklikheid geword.

Die Engelssprekende Suid-Afrikaners het die verwesenliking van 'n Afrikaner-ideaal wat uit die periode direk na die Voortrekkerrepublieke teruggevoer kan word, nie gedeel nie: inteendeel, dit was jare lank 'n bron van onmin tussen die twee Blanke groepe. Wrywing tussen hulle gaan natuurlik veel verder terug na 'n reeks sewentiende-eeuse oorloë, maar die Groot Trek het veel daartoe bygedra om die gevoel te vererger. Die Groot Trek was by uitstek 'n Afrikanerreaksie: slegs 'n handjievol Engelssprekendes het hulle daarby aangesluit. Terwyl dit vir die Afrikaanssprekende grensboere 'n natuurlike reaksie was om weg te trek, was die Engelssprekendes, wat ook ontevrede was, nie vir hierdie soort radikale reaksie te vinde nie. Deur hierdie weg te bewandel, het die eerste Blanke Afrikaners in baie opsigte vervreemd geraak van die tweede golf Blankes: Engelssprekende Suid-Afrikaners wat veral vanaf die twintigerjare van die negentiende eeu aangekom het. Gedurende en ná die Groot Trek sou die diplomatieke en militêre botsings veel daartoe bydra om die kloof verder te verbreed. Met die koms van 'n verdere golf van Engelssprekendes tydens die minerale-ontdekkings, is die tradisie van Afrikaans- en Engelssprekende teenstelling in Suid-Afrika tot die huidige dag voortgesit.[15]

Aansluitend by die afwerping van staatkundige beheer deur die Afrikanerboere was daar 'n verswakking van die geestelike gesag van die Kaapse Kerk, veroorsaak deur die feit dat geen Kaapse predikant sy weg oopgesien het om die Voortrekkers te vergesel nie, of later 'n beroep na die trekveld te aanvaar nie. Die Kaapse Kerk het die Trek afgekeur en probeer om sy lidmate te oorreed om hul daarvan te weerhou. Diegene wat wel getrek het, is sydelings onder sensuur geplaas. Die Kerk se motivering was volgens destydse norme stewig gegrond. Gehoorsaamheid aan die wettige owerheid is voorgehou as die Christelike plig van die lidmaat en daarby is die vrees uitgespreek dat die Trekkers, ontdaan van die kerklike sakramente en bediening, kon verwilder in die groot heidense ruimtes van Afrika. Net soos dié van die wêreldlike owerheid, was die kerklike owerheid se optrede tevergeefs. Die tydelike verlies van kerklike beheer sou later egter bydra tot die kerklike verdeling in die Republieke.[16]

15. Muller, „Die Groot Trek in perspektief", pp. 6–8.

16. Die oorsprong van die Gereformeerde Kerk lê natuurlik reeds in die Kaapkolonie voor die begin van die Groot Trek. Vgl. B. Spoelstra, *Die „Doppers" in Suid-Afrika 1760–1899*, Kaapstad, 1963, en H. D. Longland, *Die Geskiedenis van die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Colesberg, 1825–1875* (in Arg.-jrb. vir S.A. Gesk., 30ste jg., I, 1967).

Ook ten opsigte van die Kaapse Kerk se beleid teenoor die kleur en ras van sy lidmaat sou die kerk op die lange duur swig – en weer as gevolg van gebeure tydens en kort na die Groot Trek. Met die aanvang van die Groot Trek het die kerk nog sterk daarop gestaan dat daar geen diskriminasie mog plaasvind tussen lidmate bloot op grond van kleur en ras nie. Die sakramente is nog gelykmatig bedien aan Wit, Bruin en Swart tydens dieselfde diens in dieselfde gebou. In so 'n mate het die Trekkers se standpunt, wat in die noorde toegepas is, geseëvier dat al drie Hollandse Kerke tot diep in ons eeu hierdie nuwe standpunt onderskryf. En dit geskied nieteenstaande die feit dat bykans alle Christelike Kerke in die wêreld vandag rasseskeiding in die kerk afkeur. In ooreenstemming met die opvatting van die Trekkers het al drie Hollandse Kerke aparte kerke vir Blanke, Bruin en Swart lank as gesonde Christelike praktyk beskou, en sal sommige teoloë dit selfs op Bybelse gronde regverdig.

Gesien die intrinsieke belangrikheid van die Groot Trek as historiese verskynsel in sy eie reg, sowel as die menigvuldige betekenisvolle strominge in ons geskiedenis waarby die Groot Trek direk of indirek betrokke is, kan begryp word dat dit heelwat belangstelling by geskiedskrywers opgewek het. Sowat 150 jaar lank het die aandag bykans onafgebroke voortgeduur. Gedurende die ontplooiingsjare van die Groot Trek het redakteurs, Kaapse amptenare, sendelinge, ontdekkingsreisigers en jagters die pen opgeneem. Hulle het meer in die gees van belanghebbende deelnemers, of minstens geïnteresseerde waarnemers, geskryf as in die gees van geskiedskrywers. Sienings van die Groot Trek in voller historiese perspektief kon ook nouliks destyds reeds verwag word: daarvoor was die gebeure nog veels te resent. Daarbenewens moet onthou word dat dit nog die tydperk van voorwetenskaplike geskiedskrywing was en dat die meeste bronne vir die destydse geskiedskrywer moeilik toeganklik was.

Die heel eerste stelselmatige geskiedverhaal is die veelsydige Britse offisier, kapt. W. C. Harris, se *Sketch of the Emigration of the Border Colonists*, wat in 1837 as pamflet in Kaapstad gepubliseer is. Dié grootwildjagter en kunstenaar het die Groot Emigrasie hierin as 'n unieke gebeurtenis in die koloniale geskiedenis bestempel. Van 1838 tot 1852 is vyf verdere uitgebreide verhale van die Groot Trek deur kapt. Harris uitgegee in sy werk, later getiteld *The Wild Sports of Southern Africa*. Die volgende twee geskrifte is albei uit die pen van Nederlanders. *De Uitgewekenen in Port Natal* (Amsterdam, 1841) word deur die koopman G. G. Ohrig gepubliseer, terwyl *De Kaapsche Landverhuizers of Neerlands Afstammelingen in Zuid-Afrika* (Leiden, 1847) van die hand van professor G. Lauts verskyn. Die motief agter albei werkies was om in Nederland belangstelling in die Voortrekkers op te wek sodat daar daadwerklike steun aan die Boere verleen kon word.

By ander kontemporêre en naby-kontemporêre sienings wil ons nie hier stil-

staan nie,[17] met een uitsondering: H. Cloete se *Five Lectures on the Emigration of the Dutch Farmers*, wat in 1856 in Kaapstad verskyn het. Cloete probeer hierin om die Trek beter in perspektief te stel deur die verloop van sake te ontleed nadat die onmiddellike uitkoms daarvan reeds deur die Konvensies toegelig is. As verligte, amptelike waarnemer het hy insae in heelwat belangrike stukke gehad, maar steeds skryf hy ook uit 'n beperkte kontemporêre waarnemingskring.[18]

'n Mooi voorbeeld van hoe die hewige stryd tussen die Boere-republieke en die Britse regering in die laaste kwart van die negentiende eeu die Boere-geskiedskrywers beïnvloed het, kan in Weilbach en Du Plessis se *Geschiedenis van de Emigranten-Boeren en van den Vryheids-Oorlog* (Kaapstad, 1882) gevind word. In hulle voorwoord skrywe hulle in 1881 dat hulle trag om „een verhaal te geven van hetgeen zij reeds van den beginne af en altijd door hebben moeten verduren van Engeland en van de Engelschen". Op dieselfde wyse gee talle Engelsskrywendes in dieselfde jare aandag aan die Voortrekkers as die stigters van die Boererepublieke waarmee die Britse owerheid nou te doen het.[19]

Van die voorwetenskaplike geskiedskrywers wat nog aandag verdien, is George McCall Theal, wat in 1887 sy *History of the Boers* die lig laat sien, een van die allervernaamste. Met die skryf en hersien van sy groot elfdelige *History of South Africa* het hy die geskiedenis van die Groot Emigrasie hervertolk. Theal skilder nou in besonderhede op 'n groot doek die hele geskiedenis van die Groot Trek in samehang met die geskiedenis van Suid-Afrika, wat egter slegs tot 1884 strek. Dit gaan vir Theal om 'n beskrywing, so akkuraat as moontlik (waarin hy onder omstandighede redelik goed slaag) en 'n sistematisering van die vasstaande feite. Tot probleemstelling en ontleding gaan hy nie dikwels oor nie. Theal sien die Groot Trek as „an event unique in the modern history of European dependencies";[20] hy staan simpatiek teenoor Voortrekker en Britse kolonis sonder om blind te wees vir die swakhede van die Voortrekker.

17. Vgl. F. A. van Jaarsveld se *Die Tydgenootlike Beoordeling van die Groot Trek 1836–1842* (Mededelings van Unisa, C.36, Pretoria, 1962) en *Die Beeld van die Groot Trek in die Suid-Afrikaanse Geskiedskrywing 1843–1899* (Mededelings van Unisa, C.42, Pretoria, 1963); en ook Muller, *Die Britse Owerheid en die Groot Trek*, pp. 2–3.
18. Van Cloete se bewerings is onkrities deur latere historici aanvaar. 'n Ernstig foutiewe bewering is bv. dat eerw. Owen die Retief-Dingane-traktaat sou opgestel en as getuie geteken het (vgl. *Five Lectures*, Kaapstad, 1856, p. 85). Kyk ook na die foutiewe chronologie aangaande die verklaring van Stockenstrom en die aanvang van die Potgieter-trek (p. 75).
19. Vgl. bv. H. Rider Haggard, *The Last Boer War*, Londen, 1899: „Again and again we have blundered in our treatment of the Dutch . . . with kinder and fairer management they would never have trekked from the Cape sixty years ago" (pp. xxiv–xxv). Kyk ook A. Conan Doyle, *The War in South Africa, its cause and conduct*, New York, 1902, p. 8.
20. *History of South Africa from 1795 to 1872*, II, 5de uitgawe, Londen, 1926, p. 265.

Die resultaat is 'n basiese naslaanwerk wat baie jare benut is en selfs vandag nog betekenis het.[21]

Die vurige Afrikaanse taalstryder, joernalis en oudstryder Gustav Preller het ongeveer die eerste vier dekades van hierdie eeu 'n reeks biografiese en ander detailstudies oor die Groot Trek gepubliseer. Vir hom was die Groot Trek naas die Anglo-Boere-oorlog die hoofmoment in die geskiedenis van die Afrikaanse volk en hy wou dit laat herleef. Preller het die Groot Trek gesien as 'n stryd van die Afrikaner om 'n eie woonplek en vryheid te bekom, en die Anglo-Boere-oorlog, waarin hyself geveg het, as 'n stryd om dit te behou. In sy meevoerende styl het hy geskryf om die Afrikaner te besiel met sy siening van die Groot Trek (sy „heldetydperk van die Afrikanerdom")[22] as nasionale en volksbeweging. Sy vertolking is dat die Groot Trek 'n beweging was waarin 'n groot aantal mense heeltemal spontaan tot 'n algemene handeling oorgegaan het. Die Afrikaanse volk moes lesse uit sy beeld van die Groot Trek leer. Preller se persoonlike strewe en tydsomstandighede het meegebring dat hy ernstige gevaar geloop het om deur sy eie beskouings gelei te word en om ander motiewe en feite uit die oog te verloor as hulle nie met sy eie opvattings ooreenstem nie. Naas die besondere subjektiwiteit van Preller se geskiedskrywing, is hy ook soms onnoukeurig en verwerk hy sy boustowwe dikwels nie goed nie. Die omvang en aard van sy publikasies, ook van vername bronnepublikasies, wek egter 'n belangstelling in die Voortrekkertydperk op. Sowel sy inspirasie as sy mistastings leef lank na sy dood in 1943 voort.[23]

Nóg 'n ongeskoolde geskiedskrywer, sir George Cory, volg in Theal se spore. Van 1919 tot in die jare dertig van hierdie eeu skilder hy op nog 'n groter doek as Theal, hoofsaaklik in dieselfde gees, maar rustiger en met behulp van meer bronne. Hy gee sy siening van die Groot Trek in *The Rise of South Africa*. In sy ontleding van die ontplooiing van die Groot Trek maak Cory 'n aanvegbare uitlating: „. . . Beyond that of getting as far as possible from British influence, there was no general plan or concerted action. Each party started on its travels without reference to any other and none had any but the vaguest notion of their ultimate destination."[24] Sy rykdom van bronne stel vir Cory 'n te groot probleem om feite van mindere be-

21. Dit is in 1964 deur C. Struik in Kaapstad herdruk. Vgl. verder Muller, „Die Groot Trek" in Van Jaarsveld en andere, *Die Hervertolking van ons Geskiedenis* (Simposium, Mededelings van Unisa, B.19, Pretoria, 1963, p. 52).
22. J. S. du Plessis, *Dr. Gustav Preller as Historikus van die Groot Trek* (ongepub. M.A.-verhandeling, Unisa, 1946), p. 41.
23. Muller, „Die Groot Trek", in *Die Hervertolking van ons Geskiedenis*, pp. 52–54; Muller, „Andries Pretorius se grondverkopings in Graaff-Reinet, 1837 tot 1838. 'n Hersiening van Dr. G. S. Preller se gevolgtrekkings" (in *Historia*, 16de jg., no. 1, Maart 1971, pp. 2–8).
24. Deel IV, Londen 1926, p. 1. Cory se hele werk is in 1965 deur Struik in Kaapstad heruitgegee.

lang weg te laat: hy slaag nie altyd daarin om duidelike lyne te trek nie. Feitefoute van Theal en Preller korrigeer hy. Hoewel hy mistas met sy betwyfeling van die egtheid van die Retief-Dingane-traktaat, doen hy dit in 'n moedige gees van eerlike kritiek.[25]

Die heel eerste volskaalse beskrywing van die Groot Trek in sy eie reg en in een boek het presies honderd jaar nadat die Uys-kommissie op sy verkenningstog uitgegaan het, in Londen uit die pen van prof. E. A. Walker verskyn. Hierdie eerste wetenskaplike benadering van die Groot Trek deur 'n fyngeskoolde en produktiewe skrywer het die werk reeds vyf uitgawes laat beleef: in internasionale historiese kringe word dit nog as die standaardstudie oor die onderwerp beskou. As bekleder van die leerstoel in Geskiedenis aan die Universiteit van Kaapstad het hy toegang geniet tot meer en beter geordende bronne as enige van sy voorgangers, wie se werke en bronnepublikasies hy ook tot sy beskikking gehad het. Walker het daarna gestrewe om in 'n aantreklike literêre styl 'n breë oorsig te gee oor die Groot Trek, volgens die patroon van die reeks *The Pioneer Histories* (onder redaksie van V. T. Harlow en J. A. Williamson) waarin sy werk verskyn. Vandaar dat hy hom hoofsaaklik verlaat op gedrukte bronne.

Die Groot Trek sien Walker as 'n reis, 'n uitreis, waarop geen terugreis sal volg nie; en dit is „inspired by a very definite spirit and intention, and it had lasting and widespread results".[26] Dit word gestel in perspektief van ander massaverhuisings (soos in die Noord-Amerikaanse Weste) en dan vind hy dit nòg uniek nòg, sover dit getalle aangaan, groot. In een opsig vind hy dit „merely an advance upon one sector of the European front, and a small sector at that."[27] In 'n ander opsig vind hy dit groot „because it was, it still is, the central event in the history of European man in southern Africa. The results that have flowed from it can be traced far north to the equator and beyond".[28] Walker sien twee Trekke. Die eerste Trek begin in 1835 en eindig gedurende die jare 1840–1843. Die anneksasie van Natal en die eerste Britse optrede in Transoranje lui die tweede Trek in, wat teen 1848 afsluit. Walker se Groot Trek eindig dus na dertien jaar.

Walker se selferkende beperkte siening van die Groot Trek as die verhaal van 'n reis bring mee dat hy dit nòg bekyk as die voorgeskiedenis van die Boere-republieke nòg as 'n probleem waarvoor Britse staatsmanne te staan gekom het. Dit is 'n byna noodlottig beperkende raamwerk waarin hy verkies om te beweeg. Die probleem waarmee die Britse regering gekonfronteer is, is

25. Sien o.a. Cory, Preller en Blommaert, *Die Retief-Dingaan-ooreenkoms* (Annale van die Univ. van Stellenbosch, Serie B, no. 1, Mei 1924).
26. *The Great Trek,* Londen, 1934, p. 3. Die vyfde uitgawe het in 1965 verskyn, maar verskil, wat sy teks betref, nie basies van die eerste nie. In 1939 is 'n Duitse vertaling in Leipzig gepubliseer.
27. *Ibid.*, p. 6.
28. *Ibid.*, p. 8.

baie beslis een van die belangrikste fasette van die hele Groot Trek-verskynsel, en die wyse waarop die Britse regering dit aangepak het, het die verloop van die Groot Trek beslissend beïnvloed. Ook ander vername fasette, soos sekere ekonomiese aspekte, word nie behoorlik ontwikkel nie. Inderdaad bring sy seleksie van gedrukte bronne onmiddellik sekere beperkings in sy werk. Sekere onakkuraathede word aangetref.[29] Walker bereik 'n literêre effek met sy ontlenings aan die Franse reisiger Delegorgue se frase „*lekker leeven*". Waar Delegorgue dit gebruik om 'n kort, genotvolle ontspanningstydjie onder 'n groep Trekkers aan te dui, veralgemeen Walker dit sonder meer tot 'n grensboer-lewenswyse. Dit is histories ongeregverdig en getuig van 'n gebrekkige historiese ontleding wanneer hy skryf: „The Trekkers had left the Colony in search of the free land and labour and security that together made up the *lekker lewe* which had been slipping away from them in their old homes, and of the political independence which they believed would alone preserve that life."[30]

Watter kritiek ook al teen *The Great Trek* ingebring kan word, is Walker se werk nog steeds die enigste wetenskaplike, volskaalse ontleding van die Groot Emigrasie deur 'n bekwame professionele historikus.[31]

Die tweede volskaalse behandeling van die Groot Trek, en wel deur dr. M. Nathan, het drie jaar later die lig gesien, ook in Londen. *The Voortrekkers of South Africa* is deur 'n vaardige penvoerder geskrywe en sy stelselmatige oorsig van die hooffeite is blykbaar as 'n geleentheidspublikasie bedoel vir die Eeufeesviering in 1938. Dit is ook grotendeels gebaseer op gedrukte bronne en sekondêre werke; maar as regsgeleerde en goed georiënteerde skrywer is sy kritiese ontleding van getuienis treffend en verfrissend. Soos Theal and Cory blameer Nathan die Britse regering en sy amptenare vir die verloop van sake tydens die Groot Trek. Die Trekkers word nie as supermense gesien nie. „The achievement of the Voortrekkers lay," so verklaar hy, „not so much in nation-building or in constitution-making – though in this respect their performance was respectable – as in the opening-up of Southern Africa to inhabitation by civilised peoples."[32] Nathan kon egter nie Walker se werk ewenaar nie.

Gedurende die volgende drie dekades is soveel werk oor die Groot Trek gedoen dat ons slegs aan die mees betekenisvolle studies van omvattende opset en wetenskaplike gehalte aandag kan gee. Nuwe roerende kontemporêre

29. Walker sê bv. dat een uit vyftig van die Blankes in die Kaapkolonie getrek het (*ibid.*, p. 8). 'n Skatting dat slegs 2% van die Blankes getrek het, is duidelik heelwat te laag. Trouens, op p. 16 verklaar hy dat die Blankes in die Kaapkolonie in 1834 ongeveer 65 000 getel het. As slegs 2% daarvan getrek het, was die Voortrekkers slegs 1 300 sterk. Dit weerspreek hy self (p. 6).

30. *Ibid.*, pp. 374–5. Sien A. Delegorgue, *Voyage dans l'Afrique Australe . . .* , I, Parys, 1847, p. 209.

31. Vgl. Muller, „Die Groot Trek" in *Die Hervertolking van ons Geskiedenis*, pp. 55–57.

32. *The Voortrekkers of South Africa*, Londen, 1937, p. 394. Vir Nathan se eie mening

gebeurtenisse wat weer eens na die Groot Trek teruggevoer kon word, het steeds verder uiteenlopende benaderings en gevolgtrekkings meegebring.

Die herdenking van die Groot Trek met die Eeufeesvierings in 1936 en 1938, asook die inwyding van die Voortrekkermonument in 1949, het die Afrikaner-sentriese siening van die Groot Trek voordelig sowel as nadelig beïnvloed. Voordelig, omdat daar nou aan 'n ryke verskeidenheid fasette, groot en klein, aandag gewy is. Nadelig, omdat die emosioneel gelaaide atmosfeer waarin aan die nagedagtenis van dapper helde hulde gebring is, geensins bevorderlik was vir 'n nuwe wetenskaplike perspektivering nie.[33]

Met sy *Die Lewe van Gert Maritz* (Kaapstad, 1947, 2de uitgawe, Kaapstad, 1965) het prof. H. B. Thom 'n nuwe standaard gestel vir sowel biografieë van Voortrekkerfigure as Voortrekkerstudies in die algemeen. Bestaande lewensbeskrywings van Piet Retief, Andries Pretorius en Hendrik Potgieter word ver oortref. 'n Buitengewoon deeglike kritiese bronne-ontleding volg op 'n byna uitputtende bronnenavorsing. Die resultaat is dat die besondere rol van die Voortrekkerleier Maritz beter bekend gestel is as ander belangriker leiers. Maritz herlewe as 'n mens met voortreflike eienskappe en met swakhede. Terselfdertyd word vroeë konstitusionele ontwikkelings by die Voortrekkers hervertolk. Die lewensbeskrywing van die begaafde, vroeg gestorwe leier is vanuit 'n wetenskaplike Afrikanerstandpunt geskrywe.

In *Die Weg na die See* sien prof. D. W. Krüger die Groot Trek wesenlik as „'n daad van nasieskap, 'n lentespruit na 'n lang winter, die eerste groot uiting van 'n reeds lang sluimerende en onbewuste gevoel". Hy beklemtoon verder: „Die alles omvattende faktor wat die hele beweging innerlik gebind, nasionale betekenis en karakter gegee het, was die drang om onder eie wette 'n eie Staat te stig, in watter vorm aan die Trekkers gewaarborg sou word sekuriteit aan lewe en aan eiendom en daardie burgerlike vryheid en nasionale onafhanklikheid wat hulle in die Kaapkolonie ontbeer het".[34] Dit is 'n benadering wat prikkelende vrae oor die oorsake van die Groot Trek na vore bring.

Die Britse beleid ten opsigte van die Voortrekkers en die Groot Trek in die algemeen is in 1949 deur my in *Die Britse Owerheid en die Groot Trek* in die vorm van twee belangrike probleme ontleed. Die oorsake van die Groot Trek word nou gedetailleerd in dié raamwerk geplaas. Op groter doek word vier faktore agter die Britse optrede teenoor die Groot Trek van mekaar onderskei: daar word tot die slotsom gekom dat „die finansiële faktor op sigself meer gewig gedra het as die kommersiële faktor, die faktor imperialisme

oor die werk kyk sy *Not Heaven Itself, An Autobiography*, Durban, 1944: „it contains some of my best work . . . It was a genuine attempt at historical research. The material was often difficult to find" (p. 241). Nathan se intensiewe studie oor Van Rensburg en Tregardt is ook in Afrikaans gepubliseer as *Die Epos van Trichardt en Van Rensburg*, Pretoria, 1938.

33. Sien verder Muller, „Die Groot Trek" in *Die Hervertolking van ons Geskiedenis*, p. 58. Soos blyk uit die volgende gedeeltes, het ek meermale hierdie studie benut.
34. In Argief-jaarboek vir S.A. Geskiedenis, 1ste jg., I, 1938, pp. 49 en 51.

en ryksbeveiliging, en die filantropiese faktor tesame". Stoflike oorwegings word in hierdie studie met geestelike of ideële in noue verband gebring; die Britse beleid word nie veroordeel nie, maar verklaar.[35]

Stoflike aspekte word ook deur prof. A. N. Pelzer ontleed in sy *Geskiedenis van die Suid-Afrikaanse Republiek*, I, *Wordingsjare*. Die ekonomiese en maatskaplike ontwikkeling van die Oor-Vaalse Emigrantegemeenskappe is deur hom as worstel- en wordingsjare uitgebeeld: „Met 'n toewyding eie alleen aan hulle wat deur 'n geslagtelange ontbering gesterk is met 'n gees van sterwe of wen, het die Transvaalse boer, voortgestu deur dieselfde instinktiewe drang tot selfstandigheid wat die Groot Trek moontlik gemaak het, die een hindernis na die ander oorwen, uiteindelik homself oorwen en teen die einde van die 50-er jare, 'n by pioniersomstandighede aangepaste staatsvorm daargestel." Die ekonomies-maatskaplike siening van 'n Transvaalse grensboergemeenskap, wat, as 'n verhuisde Kaapse grensboergemeenskap na aanpassing soek, is 'n realistiese, vrugbare benadering.[36]

In sy behandeling van die eenheidstrewe tussen Trekkers wat deur hulle verhuising verdeeld geraak het, vestig prof. F. A. van Jaarsveld die aandag op antropo-geografiese invloede. Die Trek word deur hom gesien as 'n daad van vrywillige segregasie wat gelei het tot „die verdeling van Suid-Afrika in 'n republikeinse Noorde en koloniale Suide" en hy wys daarop dat ingewikkelde probleme vir albei dele daaruit voortspruit. Van Jaarsveld sien „die eenheidstrewe tussen die republikeinse Afrikaners wat oorspronklik 'n geheel was met die uittog", as „die mees fundamentele en sentrale probleem in die geskiedenis van die republikeinse Noorde tot 1864 . . ." Hieruit vloei voort sy opvatting, 'n ongewone, dat die Groot Trek eintlik eers in die vroeë jare sestig afgesluit is.[37]

Aan verskillende ander belangrike aspekte van die Groot Trek het verskeie Afrikaansskrywendes aandag gegee.

Die rol wat die Amerikaanse sendelinge gedurende die ontplooiingsjare

35. Die eerste uitgawe is in Kaapstad gepubliseer, 'n tweede hersiene uitgawe in Johannesburg in 1963 en 'n vierde in Pretoria en Kaapstad in 1977. Die aanhaling is op p. 299 van laasgenoemde.

36. Die werk het in 1950 in Kaapstad verskyn; die aanhaling is op p. 7.

37. *Die Eenheidstrewe van die Republikeinse Afrikaners*, I, *Pioniershartstogte (1836–1864)*, Johannesburg, 1951. Die aanhalings is op p. 11. Walker besig die benamings „the Colonial South" en „the Trekker North" (*The Great Trek*, 1934, pp. 12 en 13), maar i.v.m. die tydperk ná 1880.

38. *Die Eerste Amerikaanse Sendelinge onder die Matabeles* (in Arg.-jrb. vir S.A. Geskiedenis, 13de jg., I, 1950) en *Die Eerste Amerikaanse Sendelinge onder die Zoeloes, 1835–1838* (in Arg.-jrb. vir S.A. Geskiedenis, 21ste jg., I, 1958).

39. Oor ander sendinggenootskappe se rol in Suid-Afrika gedurende die Groot Trektydperk is daar nog geen *sulke* omvattende studies gelewer nie. Kyk E. Strassberger, *The Rhenish Mission Society in South Africa 1830–1950*, Kaapstad, 1969. Vgl. Muller, *Britse Owerheid*, 1969, p. 7.

van die Groot Trek gespeel het, word deur prof. D. J. Kotzé in twee gedetailleerde studies ontleed.[38] Dit het so gebeur dat Amerikaanse sendelinge hulle slegs kort tevore binne en digteby albei die groot militêre ryke, dié van die Matebele en die Zoeloe, gevestig het. As vreemdelinge uit 'n ander vasteland met min of meer soortgelyke verskynsels, was hulle dus in 'n besonder gunstige posisie om waardevolle waarnemings te maak en beskrywinge na te laat oor die gewoonlik gewelddadige ontmoetings tussen die Voortrekkers en die volgelinge van Moselikatse en Dingane. En nie alleen was hulle siening van belang nie, maar as brengers van die Christelike Blanke beskawing was hul rol in Suid-Afrika gedurende dié jare van heelwat betekenis.[39]

Die vroeë konstitusionele ontwikkeling onder die Voortrekkers is 'n opvallend belangrike aspek wat heel moeilike probleme oplewer. Hierop werp prof. J. S. du Plessis welkome lig.[40] Byna dieselfde kan gesê word van Afrikanernasionalisme as oorsaak en gevolg van die Groot Trek. In die breë kan twee gedagterigtings hier onderskei word: die een dat nasionalisme reeds 'n baie belangrike rol in die oorsake-kompleks van die beweging gespeel het; en die ander dat Afrikaner-nasionalisme eintlik eerder 'n vername uitvloeisel van die Groot Trek was as wat dit beslissend tot die ontplooiing van die Trek meegewerk het. Die eerste opvatting word veral deur dr. C. Beyers[41] en dr. M. C. E. van Schoor[42] gehuldig en die tweede veral deur prof. F. A. van Jaarsveld[43] en skrywer van hierdie werk.[44]

Omdat die Groot Trek die weg help voorberei het vir die ontstaan van drie Hollandse Kerke in Suid-Afrika, kan verstaan word dat Afrikaner-kerkhistorici vandag nog wyd uiteenlopende menings daaroor huldig. Die houding van die Kaapse Kerk t.o.v. die Groot Trek is bv. 'n punt van dispuut en dit kan nie vermy word in die skryf van enige algemene kerkgeskiedenisse van Suid-Afrika nie.[45]

Afrikaner-geskiedskrywers het dus nog geen ten volle ontwikkelde geheelbeeld van die Groot Trek geskep nie. Aan baie fasette is aandag gewy, maar dit

40. *Die Ontstaan en Ontwikkeling van die Amp van die Staatspresident in die Zuid-Afrikaansche Republiek, 1858–1902* (in Arg.-jrb. vir S.A. Geskiedenis, 18de jg., I, 1955). Vgl. ook C. F. Nieuwoudt se *Die Ontstaan en Ontwikkeling van die Uitvoerende Gesag in die Zuid-Afrikaansche Republiek*, Kaapstad, 1964.

41. *„Die Groot Trek met betrekking tot ons Nasiegroei"* (in Arg.-jrb. vir S.A. Geskiedenis, 4de jg., I, 1941, pp. 1–16).

42. *Die Nasionale en Politieke Bewuswording van die Afrikaner in Migrasie en sy Ontluiking in Transgariep tot 1854* (in Arg.-jrb. vir S.A. Geskiedenis, 26ste jg., II, 1963).

43. *Die Ontwaking van die Afrikaanse Nasionale Bewussyn 1868–1881*, Johannesburg, 1957.

44. *Waarom die Groot Trek geslaag het* (Mededelings van Unisa, B.12, Pretoria, 1960). Die standpunt is ook reeds gehuldig in Muller, *Britse Owerheid*, 1ste uitgawe, 1949, pp. 78–79.

45. Sien o.a. S. P. Engelbrecht se *Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika*, Kaapstad ens., 3de druk, 1953 en *ibid.*, dr. G. D. Scholtz se *Geskiedenis van*

is nie in besonderhede geïntegreerd ontleed nie. In heel breë raamwerk kan die stippellyne van 'n Afrikanerbeeld onderskei word, maar heelwat aspekte is nog nie indringend ondersoek nie. 'n Gedetailleerde sintese moet nog gedoen word.

Onder die Engelsskrywendes moet prof. W. M. MacMillan se *The Cape Colour Question* (1ste uitgawe, Londen, 1927, en 2de uitgawe, Kaapstad, 1968) en *Bantu, Boer and Briton* (1ste uitgawe, Londen, 1929, en 2de, hersiene uitgawe, Oxford, 1963) deegliker aandag geniet. Deurdat MacMillan die destydse nuutgeopende dokumente van dr. John Philip gebruik het, het hy deur die oë van dr. Philip na die Groot Trek gekyk. Noodwendig het dit 'n bykans volkome teenoorgestelde siening meegebring as wat Afrikaansskrywendes gehuldig het. MacMillan sien die Groot Trek-jare as 'n sleuteltydperk toe 'n verkeerde uitdraaipad gevolg is: met die Groot Trek is een van die groot foute in die Suid-Afrikaanse geskiedenis begaan deurdat 'n rampspoedige rassebeleid ingevoer is. MacMillan baseer sy geskiedskrywing te onkrities op die kontemporêre siening van Philip. Kategoriese stellings moet dus verwag word soos dat die Groot Emigrasie „the great disaster of South African history" is en „Seldom has any historical movement been so successful – and more than successful since in the end the Frontier Resurgent has swept back and overrun the bastions of the Cape itself." Die beskawingswerk van die Voortrekkers is in sy oë prematuur en oppervlakkig gedoen; en die vroeë ontwikkeling van die Transvaalse Trekkergemeenskappe is „a sorry story of petty internal dissensions and of state bankruptcy". In die staatkundige sfeer sien MacMillan die Trek tereg as die vernietiger van Suid-Afrikaanse eenheid.[46]

In meerdere of mindere mate het MacMillan se siening van die Groot Trek ook prof. C. W. de Kiewiet beïnvloed. Eers het laasgenoemde die Britse beleid teenoor die Groot Trek ná 1848 skitterend ontleed[47] en toe in *A History of South Africa, Social and Economic* (Oxford, 1941, en daarna herhaalde kere onveranderd herdruk) 'n beter geperspektiveerde en wetenskaplik fyner gebalanseerde vertolking as MacMillan daarvan gegee. De Kiewiet skryf die Groot Trek „had become the focus of a powerful patriotic sentiment . . . the Voortrekker leaders came to be considered the founders of modern South Africa . . ."[48] Hy sien die Trek anders. In sekere sin is dit maar net 'n grootskeepse versnelling van die agtiende-eeuse uitbreidingsbeweging. Toe die grensboere opgemerk het dat hulle die Oosgrens-Bantoe nie maklik deur 'n

*die Nederduitse Hervormde of Gereformeerde Kerk*, Pretoria, 1957; G. D. Scholtz se *Die Geskiedenis van die Nederduitse Hervormde of Gereformeerde Kerk van Suid-Afrika, 1842–1885*, Kaapstad ens., 1956, en *ibid., Antwoord aan prof. dr. S. P. Engelbrecht*, Johannesburg, 1957. 'n Meer onlangse akademiese werk oor die Gereformeerdes is dr. B. Spoelstra se *Die „Doppers" in Suid-Afrika 1760–1899*, Kaapstad, 1963.

46. Sien Muller „Die Groot Trek" in *Die Hervertolking van ons Geskiedenis*, pp. 62–64.
47. *British Colonial Policy and the South African Republics, 1848–1872*, Londen, 1929.
48. *A History of South Africa*, p. 52.

frontaanval kon oormeester nie, het hulle 'n flankaanval probeer wat hulle buitekant Britse beheer gevoer het en die inboorlinge gevaarliker sou tref. Dit veronderstel 'n fyn berekende, planmatige taktiese sin by die leiers van die Trek.[49] Die Trek sien hy as „a natural movement with an instinctive strategy of its own". Hy onderskei twee spoorslae: grondhonger en „a deep sense of grievance".[50] Met skerp lyne teken De Kiewiet die betekenis van die Groot Trek: „It burst the bonds which the Dutch and British Governments had endeavoured to place on territorial expansion . . . It made for ever impossible the segregation of the white and black races in separate areas of settlement. It immensely complicated the problems of controlling their relationships . . . The Great Trek indissolubly linked the future of all South Africa with the Boer race . . . A large and determined part of the population moved beyond range of the modifying influences of the thought and swiftly changing mental climate of the mother colony . . . Deep into the nineteenth century they took the non-literary and non-industrial habits of the eighteenth century. Thus were fixed those attitudes and habits of mind which later returned from exile profoundly to influence all South Africa".[51]

De Kiewiet het MacMillan se subjektiewe siening op so 'n wyse geobjektiveer dat dit in Engelsskrywende kringe hier en oorsee Theal, Cory en Nathan se opvattings bykans uitgewis het. Ook op die Afrikaner-historiografie oefen De Kiewiet invloed uit. Sy omvattende siening en breë perspektief, en stilisties hoogstaande werk, bied 'n aantreklike verruiming van 'n beperkte Afrikaansskrywende benadering wat nog oor geen hoogs ontwikkelde totaalbeeld beskik nie. Tog bring De Kiewiet se werk mee dat die gewone historiese sienings in Engels en in Afrikaans aangebied mekaar nou minder as tevore vind.[52]

Dit is basies die MacMillan–De Kiewiet-siening wat prof. J. S. Galbraith in *Reluctant Empire* verder hersien. Hy vind dat dr. Philip se rol in die Suid-Afrikaanse geskiedenis oordryf is en meen die vertolking van die Britse beleid „in terms of the clash of 'economics' and 'humanitarianism' is an oversimplification". Die faktore agter die beslissings van die imperiale administrateurs is te ingewikkeld om maklik in afgebakende kategorieë te plaas. Galbraith bied geen oorspronklike hervertolking van die Trek nie; geen ontleding van die Trek as geheelverskynsel word eens beoog nie.[53]

49. Vgl. ook L. M. Thompson: „The Great Trek was a sudden, dramatic leap forward, which turned the flank of the southern Nguni chiefdoms . . ." (in Wilson en Thompson, reds., *Oxford History, I*, p. 406). Kyk ook p. 10.

50. *Ibid.*, pp. 53–54.

51. *Ibid.*, p. 56.

52. Sien verder Muller „Die Groot Trek" in *Die Hervertolking van ons Geskiedenis*, pp. 64–66.

53. *Reluctant Empire, British Policy on the South African Frontier 1834–1854*, Berkeley ens., 1963, p. vii.

Terwyl ek verskil met prof. W. M. MacMillan se verdediging van dr. Philip teen

Benewens die behandelde Engelsskrywendes het nog ander Engelsskrywers aan temas rakende die Groot Trek aandag gegee. Belangstelling is by uitstek toegespits op die Voortrekkers en rasseverhoudings, die Voortrekkertydperk in die geskiedenis van Natal en lewensbeskrywings van belangrike Bantoeleiers van die Trekkertyd. Die Groot Emigrasie word gesien as 'n sleutelperiode in die ontwikkeling van rasseverhoudings in Suid-Afrika. Van Agar-Hamilton[54] en MacCrone[55] se vroeë studies loop die lyn deur na Patterson[56] en Northcote[57] se resente werke. Gesaghebbende studies oor vername fasette van die Natalse Trekkergeskiedenis word deur Smith[58] en Hattersley[59] gelewer. Baie welkome biografieë van Moselikatse[60] en Dingane[61] help om aan die Bantoestandpunt beter reg te laat geskied.

Die Bantoe-geskiedskrywing self het nog nie veel oor die Groot Trek opgelewer nie. Westerse wetenskaplike geskiedskrywing word nie in die Bantoekultuur aangetref nie. Aangesien die Bantoe voor sy aanraking met die Blanke nie 'n geskrewe taal ontwikkel het nie, het hy nie self skriftelike bronne geskep en bewaar nie. Sy geskiedskrywing was dus afhanklik van sy mondelinge oorlewerings, waarvan daar heelwat, en van verskillende soorte, bewaar gebly het. Dit was sendelinge wat die Bantoetale op skrif begin stel het, en dit is derhalwe verstaanbaar dat die eerste Bantoe-geskiedskrywers sterk onder sendinginvloed sou optree en gewoonlik uit 'n Christelike, humanitêre standpunt sou skryf. S. M. Molema is een van die eerste van dié skrywers wat

Galbraith, kan ek met MacMillan saamstem dat sekere van Galbraith se veralgemenings aanvegbaar is (kyk die resensie deur MacMillan in *Race*, deel VI, no. I, Julie 1964, pp. 78–79). „Simplicity is the most deceitful mistress that ever betrayed man" kies Galbraith as leuse (*Reluctant Empire*, p. xiii). Dan beweer hy die probleme waarmee die Britse beamptes te kampe gekry het „were inherently insoluble. Every governor between 1834 and 1854 left the Cape frontiers in a more inflamed condition than he had found them; . . ." (p. 30). Die goewerneurs se mislukking was „predetermined" (p. 61). „D'Urban . . . was predestined to fail" (p. 98). Galbraith sê kategories goewerneur Napier was „not a 'humanitarian' " (p. 145). „Against the Boer cavalry," lui sy voortvarende verklaring, „the most redoubtable native tribes were almost helpless" (p. 181). Nieteenstaande sekere oorvereenvoudigings, gee die vakhistorikus uit die Amerikaanse Weste 'n prikkelende siening wat heelwat nuwe opvattings sistematiseer.

54. J. A. I. Agar-Hamilton, *The Native Policy of the Voortrekkers, 1836–1858*, Kaapstad, jaartal onvermeld.

55. I. D. MacCrone, *Race Attitudes in South Africa, Historical, Experimental and Psychological Studies*, Oxford, 1937.

56. S. Patterson, *The Last Trek*, Londen, 1957.

57. C. Northcote, *Robert Moffat: Pioneer in Africa, 1817–1870*, Londen, 1961.

58. E. W. Smith, *The Life and Times of Daniel Lindley (1801–1880)*, Londen, 1949.

59. A. F. Hattersley, *The British Settlement of Natal: A Study in Imperial Migration*. Cambridge, 1950.

60. P. Becker, *Path of Blood: The Rise and Conquests of Mzilikazi, Founder of the Matabele Tribe of Southern Africa*, Londen, 1962.

61. *Ibid., Rule of Fear. The Life and Times of Dingane King of the Zulu*, Londen, 1964. Kyk verder Becker se *Hill of Destiny: The Life and Times of Moshesh*, Londen, 1969, en E. A. Ritter se *Shaka Zulu*, Londen, 1955.

later weer sy pen optel.[62] Naas hom is daar die Zoeloe-skrywende E. M. M. Fuze oor die Trekkers en die Zoeloes[63] en J. H. Soga, die seun van 'n Skotse moeder en self met 'n Skotse vrou getroud, met sy *The South-Eastern Bantu.*[64]

In soverre meer resente Bantoe-geskiedskrywing ondubbelsinnig as sodanig herkenbaar is, bied dit 'n deur en deur anti-Blanke en anti-Christelike hervertolking van die Groot Trek. Dié geskiedskrywing spruit voort uit die ontwaking van 'n Swart nasionale bewussyn, aangevuur deur die voorbeeld van die selfstandigwording van ander Nie-Blankes in Asië en Afrika, en staan klaarblyklik onder Marxistiese invloed. Die Blankes word vandag as die vyande van Nie-Blanke vryheid gesien: vir lig en inspirasie op aksie t.o.v. die huidige toestand word met 'n Marxistiese uitgangspunt na die verlede gegaan.[65] „For a people engaged in a liberatory struggle," verklaar N. Majeke, „it is necessary to rewrite its history of the past . . ." Die Voortrekkers sien hy as aggressiewe, agterlike, feodale invallers wat met sendelinge se steun ongeregverdigde voordele behaal uit twiste tussen stamme. Hy oordeel dat die liberale MacMillan die geskiedenis vervals het.[66] 'n Verdere Nie-Blank-sentriese werk wat ook in die Van Riebeeck-herdenkingsjaar onder die skuilnaam „Mnguni" verskyn het, sien die Kaapse grensboere, nie as heldhaftige pioniers nie, maar swakkelinge wat uit vrees vir die Xhosa na die Sesde Oosgrensoorlog noordwaarts padgee. „This flight from the life and death land-war between England and the Xhosas," skryf hy, „was known as the 'Great Trek'."[67] Hy veroordeel die dade van die Blanke en regverdig die dade van die Nie-Blanke. Vir hom is die Groot Trek maar net nog 'n episode in „a history of 300 years of struggle between oppressors and oppressed". Hy wil 'n studie laat maak van „these forces of liberation and reaction" en daarom moet nagegaan word hoe albei ontstaan het. As die verlede geken word, meen hy,

62. *The Bantu Past and Present*, Edinburg, 1920, en *Chief Moroka: His Life, his Times, his Country, and his People*, Kaapstad, 1951.
63. *Abantu Abamnyama Lapa Bavela Ngakona* (Die Swartmense, van waar hulle kom), Pietermaritzburg, jaartal onvermeld. Vir inligting, advies en vertaling van Zoeloegeskrifte betuig ek my dank aan prof. D. Ziervogel, Departement van Bantoetale, Universiteit van Suid-Afrika.
64. Johannesburg, 1930.
65. F. A. van Jaarsveld, *Ou en Nuwe Weë in die Suid-Afrikaanse Geskiedskrywing* (Mededelings van Unisa, A.16, Pretoria, 1961, pp. 48–49).
66. *The Rôle of the Missionaries in Conquest*, Johannesburg, 1952, Introduction (aanhaling), pp. 77, 83, 87, 92 en 94. K. S. Hunt verklaar dat die naam Nosipho Majeke 'n skuilnaam is van iemand wat vanuit 'n Marxistiese standpunt argumenteer. Kyk *The Governorships of Sir G. Lowry Cole in Mauritius (1823–1828) and the Cape of Good Hope (1828–1833)* . . . (ongep. Ph.D.-proefskrif, Univ. van Londen, 1970, p. 163, noot 2).
67. *Three Hundred Years: a History of South Africa*, Lansdowne, Kaapstad, jaar onvermeld, p. 81. C. Saunders identifiseer „Mnguni" as Hosea Jaffe (geb. in Kaapstad in 1921). Vgl. *Kronos*, vol. 11, 1986, p. 75.

is dit reeds 'n voorwaartse stap „in knowing the road to liberation".[68] Hier is 'n aktivis wat die bestaande orde wil omverwerp wat deur Blanke daadkrag geskep is en gehandhaaf word.

Daar is aanduidings dat ons hier nie met 'n tipiese Bantoe-siening te doen het nie, maar wel met 'n oorsese, gekultiveerde hervertolking van die Groot Trek. Die voorstelling dat alle Blankes sou saamgespan het om die grond van die Bantoe te vat, en die Bantoe deur die toedoen van sendeling-imperialiste in 'n Boere-feodalisme en in 'n Britse kapitalisme gedwing sou wees, waaruit 'n Bantoe-sosialisme hulle sou moet verlos, skyn duidelik op 'n Marxistiese invloed te dui. Of hierdie Nie-Blank-sentriese hervertolking van die Groot Trek werklik deur Nie-Blankes geskryf is of nie, neem nie die feit weg dat dit 'n belangrike nuwe interpretasie van die Groot Trek verteenwoordig waarmee in die toekoms terdeë rekening gehou moet word nie. Na alle waarskynlikheid het ons hier voorlopers van Russiese Marxistiese werke oor Suidelike Afrika. Prof. I. I. Potekhin, 'n vorige direkteur van die Moskouse Afrika-Instituut, het beklemtoon dat Russiese historici die waarheid in terme van die Marxistiese en Leninistiese leerstellings sal vind: die tyd van die Westerse vervalsers en verdraaiers van die waarheid is verby.

In Potekhin se *Formirovanie Natsionatnoi Obshchnosti Uzhno-Afrikanskikh Bantu* (Die Totstandkoming van die Nasionale Gemeenskap (of „Eenheid") van die Suid-Afrikaanse Bantoe), gepubliseer te Moskou in 1955, behandel hy die Zoeloe-geskiedenis en die Groot Trek-tydperk kortliks aan die hand van beskikbare Engelstalige gedrukte literatuur en bronne. Die Marxistiese raamwerk is voorop. So word Engelse agente as aanblasers van die paleismoord op Shaka gesien: ter wille van Britse koloniale uitbreiding moes die sterk sentrale gesag van die Zoeloestaat „gelikwideer" word. Deur Potekhin se opvolgers word nou ernstige aandag aan rassebotsings gedurende die Groot Trek in die vooruitsig gestel.[69]

68. *Op. cit.*, Introduction.

69. Potekhin se *Formirovanie* het die lig gesien as 'n publikasie van die Instituut van Etnografie, Nuwe Serie, deel XXIX, wat ressorteer onder die Russiese Akademie van Wetenskappe. Vgl. veral p. 54. Graag bedank ek mev. E. Foxcroft, hoof van die Departement Russies aan die Universiteit van Suid-Afrika, vir die vertaling van gedeeltes van hierdie boek. Kyk verder Muller, „Die Groot Trek" in *Die Hervertolking van ons Geskiedenis*, pp. 69 en 71 (veral noot 70).

70. Muller, „Die Groot Trek", p. 49.

71. Wilson en Thompson se *Oxford History of South Africa*, I, is 'n voorloper van 'n reeks algemene sinteses wat as korrektief wil dien op die vorige te eensydige Blank-sentriese sienings van die *Difaqane-* en die Groot Trek-tydperke. Dit is 'n onderdeel van 'n interdissiplinêre benadering van die verlede van Afrika wat tans deur 'n aktiewe skool Afrikaniste, by uitstek in die V.S.A., Kanada, Groot-Brittanje, Frankryk en Wes-Duitsland, beoefen word. Tot dusver is die herinterpretasie eensydig toegespits op die migrasies en onderneminge van die Nie-Blanke, en word baie min oor die Voortrekkers gedoen. Dié historici se groot probleem is natuurlik 'n chroniese gebrek aan betroubare skriftelike bronne, waar min van hulle bowendien die Suid-Afrikaanse

Uit hierdie bondige oorsig van die werk wat oor die Groot Trek gedoen is, blyk die opvallendste leemtes in ons geskiedskrywing. Daar is slegs een omvattende professionele geheelbeeld van die Groot Trek, en dié is reeds in 1934 gekonsipieer. Benewens die baie beperkende raamwerk waarin Walker skryf, het daar sedertdien heelwat verdere gebreke by hom aan die lig gekom. Ander skrywers het òf algemene oorsigte gegee sonder diepgaande bronnestudie òf net op enkele fasette van persone uit die Groot Trek-tydperk gekonsentreer.

Dan het verder geblyk dat daar vandag drie duidelik uiteenlopende interpretasies van die Groot Trek is. Vir die Afrikaner-geskiedskrywer is dit die heroïese, eerste ware republikeinse tydperk waarin deur 'n tydige reeks heldedade die Afrikanervolk die behoud van sy identiteit, asook van sy Nie-Blanke beleid, verseker is. Vir hedendaagse Engelsskrywende geskiedkundiges is dit 'n rampspoedige tyd toe verdeeldheid en kortsigtigheid geseëvier het en nuwe probleme geskep is omdat daar 'n ontvlugting, en nie 'n oplossing nie, van ou probleme was. Alhoewel geen ontwikkelde skool van Bantoe-geskiedskrywers nog erken kon word nie, skyn vae aanduidings daarop te dui dat, veral onder Marxistiese invloed, die Groot Trek as 'n veroweringstydperk gesien mag word, waarin magtiger Blanke veroweraars daarin geslaag het om in groot dele van Suid-Afrika onderling verdeelde Nie-Blankes se grond, vee en arbeid te verower.[70]

Aan 'n nuwe grootskaalse werk oor die Groot Trek is daar vandag 'n besondere behoefte. Uit wydverspreide nuwe bronne moet met behulp van uitputtende navorsing op wye doek en in breë perspektiewe, 'n nuwe beeld van die Groot Trek geskep word. Die beeld moet pas by nuwe lig wat teen die vroeë jare sewentig van die twintigste eeu op die betekenis van die Groot Trek gewerp word; in die afgelope twee dekades het veel gebeur wat penne na radikale hervertolkings gevoer het. Dit is 'n uitdaging vir die historikus: enige hervertolking van die Groot Trek vandag is problematies omdat die beweging wesentlik die huidige orde in Suid-Afrika ingelui het, en daar gevoel word dat die magsposisie van die Blanke met die voortbestaan van die huidige orde saamhang. Vandaar dat baie skrywers geneig is om hul eie emosies na die Groot Trek-tydperk terug te projekteer. Daar is reeds 'n Swart-sentriese vertolking van die Groot Trek wat die tradisionele Blank-sentriese interpretasie wil verdring.[71] Om die Nie-Blanke (insluitende die Kleurling) se rol beter tot

argiewe deeglik kan deurwerk. Daarby ondervind hulle ernstige probleme i.v.m. die kontroleerbaarheid van gegewens wat hulle wil haal uit ander dissiplines, veral weens 'n eie gebrek aan taalkundige en ander gespesialiseerde kennis. In afdelings I (i) en I (ii) van my Literatuur- en Bronnelys word, naas enkele algemene sinteses deur J. D. Fage en R. A. Oliver, A. Atmore, J. D. Omer-Cooper en R. Corniven, ook 'n aantal gespesialiseerde tydskrifartikels, bv. uit die *Journal of African History* en die *African Historical Studies*, deur jonger skrywers soos M. Legassick, G. J. Liesegang, W. F. Lye, P. B. Sanders en S. Marks vermeld. 'n Planmatige bundeling van soortgelyke korter studies het reeds begin verskyn onder redaksie van L. M. Thompson in *African Societies in Southern Africa: Historical Studies*, Londen, 1969.

sy reg te laat kom, doen onlangse skrywers afbreuk aan Trekker-inisiatief. Een van die grootste gebreke is dat die direkte oorsaaklike verband tussen die ingewikkelde bevolkingsmigrasies in die vroeë negentiende eeu misgekyk word. Kardinale skakels wat historiese betekenis moet smee, hang los. Daar word wel 'n oorsaaklike verband gelê tussen die versnelde migrasie van die Afrikaner-trekboer en die fenomenale opkoms van Nguni-mag in die hedendaagse Zoeloeland. Dit is egter 'n aanvegbare hipotese, terwyl 'n bewysbare verband tussen Bantoe-migrasies en die Groot Trek geïgnoreer word. Uit betroubare primêre bronne is dit duidelik dat die *Difaqane* sedert ongeveer 1823 baie duisende Nie-Blankes onverbiddelik suidwaarts oor die Kaaps-koloniale grense gedruk het. In die grensboergemeenskap is die reeds fyn balans daardeur ernstig verstoor. Inderdaad dra dit by tot die veroorsaking van die Groot Trek. Weens die chroniese gebrek aan arbeiders in die grensboergemeenskap tree talle van hierdie Nie-Blanke emigrante in diens van grensboere wat Voortrekkers word, en so dra *hulle* weer by tot die opening van die noordelike binneland onder beheer van Blanke Trekkers.

By Afrikaner-historici word die Trek soms geregverdig as 'n roeping om die Christelike beskawing te versprei. Engelsskrywendes sien dit dikwels as 'n vorm van aggressie wat daarop bereken was om die vitale elemente van die Bantoe-bestaan – sy grond, vee en arbeid – aan te tas. Oor die algemeen genome, sien Afrikaner-historici te weinig negatiefs en destruktiefs in die Trek, terwyl Engelsskrywendes te weinig positiefs en konstruktiefs daarin sien. Ook 'n Bantoe-vertolking moet in ag geneem word om die geheelbeeld te voltooi. Die talle bronne wat deur sendelinge en amptenare nagelaat is en wat die Bantoehouding openbaar, moet meer krities gehanteer word. Blankes het dikwels hulle eie vertolking aan die Bantoe-standpunt gegee, terwyl laasgenoemde allermins as sinoniem met dié van 'n Christelike Westerse standpunt beskou kan word. In geval van Bantoe-Blanke-botsings kan vrugbare hervertolkings aangebied word.

Daar is 'n besonder groot hoeveelheid ongepubliseerde dokumentemateriaal beskikbaar wat betreklik min aandag geniet het. Omdat die materiaal so verspreid is in Suid-Afrika, in vier provinsiale staatsargiewe, kerkargiewe, kantore van aktes en van die landmeters-generaal, in sendingargiewe, meesterskantore, dokumente-versamelings van biblioteke en private kolleksies, en oorsee in baie lande in soortgelyke versamelings – is slegs sekere klasse boustowwe, en soms deur toevallige seleksie, deur geskiedskrywers benut. Geen skrywer het al die vernaamste Voortrekkerbronne probeer koördineer en daarna gestreef om hul gegewens in 'n geheelbeeld te integreer nie. Juis só 'n prosedure is essensieel, want enige grondige hervertolking van die Groot Trek moet in die eerste instansie aan die hand van bronne gedoen word. Waar ons bestaande historiese literatuur in die meeste gevalle nie stewig op enigsins uitputtende bronnenavorsing berus nie, is dit des nodiger om die pylers waarop ons nuwe beeld van die Groot Trek moet rus, in die dieptes af te laat op die betekenisvolste feite

van die verlede. Hoe deegliker dit gedoen word, hoe aanneemliker en standhoudender behoort die hervertolkingsproses te wees.

Uit die oorspronklike bronne kan goed bekende, swak bekende of onbekende figure uit die Groot Trek-periode helderder na vore kom. Die identifikasie van persone, eers in die Kaapkolonie en later weer op trek, is 'n voorarbeid alvorens hul presiese aandeel in die verloop van die Trek bepaal kan word.[72] „It is men who make history," verklaar prof. H. Butterfield, „who really do things. All interpretations of history must be construed in the light of this fact."[73]

Vanselfsprekend skryf die historikus in die lig wat sy eie tyd op die tema werp, asook in die lig wat sy voorgangers geniet het. Tog kan 'n te bewuste vertolking vanuit die mees opvallende hedendaagse resultate van die Groot Trek weer te beperkend op hervertolking inwerk. Teen 1973 is die langtermyn-resultate van die Trek allermins uitgekristalliseer. 'n Meer universele siening van die Trek is om dit te vertolk as 'n rebellie wat uiterlik die vorm van 'n bevolkingsverhuising aangeneem het. Om die Groot Trek in beter perspektief te plaas, moet bevolkingsverhuisings en grootskaalse emigrasiebewegings, benewens rebellies en revolusies, in ander plekke en ander tye vergelykenderwys bestudeer word.

Die Groot Trek is 'n gekompliseerde gebeurtenis wat, ontleed in sy elemente, by 'n hele paar wêreldstrominge inskakel.

Dit is 'n emigrasie van grensboere. Soos ook elders in die vroeë negentiende-eeuse wêreld, waar Noord-Amerikaners op 'n groot vasteland weswaarts beweeg en verspreide Blankes in die geweldig uitgestrekte Stille Oseaangebied hulle in baie rigtings begewe, verhuis Blanke grenskoloniste na nuwe grensstreke waarin, of in die omgewing waarvan, Nie-Blanke inboorlinge woon wat, volgens Westerse standaarde, op 'n laer beskawingstrap verkeer. Die Groot Trek is een van die laaste vinnige versnellings van 'n enorme Blanke ekspansieproses oor bykans al die oorgeblewe gebiede van die wêreld wat hulle nog daartoe geleen het. Na sowat drie eeue sou die uitbreidingsproses haas begin doodloop. Dieselfde tyd ook as wat die Franse Noord-Afrika koloniseer, beweeg Afrikanerboere noordwaarts. Op die Franse het die Afrikaners 'n voorsprong gehad. Die gebied waarin die Afrikaners beweeg het, was dankbaarder en die oorspronklike inwoners op 'n laer beskawingspeil. As ervare grensboere uit die suide, was die Trekkers beter by die eise van die grenslewe aangepas.[74] Hulle was, as draers van die Wes-Europese beskawing, primitief; as Afrika-bewoners, effektief, altans teenoor die inboor-

72. Muller, „Die Groot Trek" in *Die Hervertolking van ons Geskiedenis,* p. 74.

73. *History and Human Relations,* Londen, 1951, p. 67.

74. Die Franse besetting van Algerië word, met verwysing na betreklik onlangse literatuur, deur R. Gallissot in sy artikel „Abd el-Kader et la nationalité algérienne . . . (1830–1839)" behandel in *Revue Historique,* deel CCXXXIII, 89de jg., April–Junie 1965, pp. 339–368. P. Duncan tref 'n kort vergelyking tussen Algerië en Suid-Afrika as die

lingstamme met wie hulle in botsing gekom het. Gegrief oor die beleid van hul imperiale owerheid, wou hulle hul griewe uit die weg ruim deur na die oop en halfoop ruimtes van Suid-Afrika te verhuis.

Alhoewel slegs 'n beskeie onderdeel daarvan, was die Groot Trek ook ingeskakel by die demokratiese strewe wat in die V.S.A. en in Europa in die laat agtiende eeu ontstaan het. Van sowat 1760 tot omstreeks 1791 is daar pogings in verskeie lande om 'n demokratiese revolusie teen die aristokratiese privilege van hul regeerders te organiseer. Op enkele belangrike uitsonderings na, misluk al die pogings. Van die vernaamste suksesse is die revolusies in die V.S.A. (1775–1783) en in Frankryk (1789–1791). Vir Afrikaners is 'n betekenisvolle mislukking dié van die revolusionêre strewe van die Nederlandse Patriotte teen 1787.[75] Ná 1791 slaag 'n hele aantal van die latere demokratiese revolusies. Met Franse hulp neem die Patriotte bv. in 1795 leiding om 'n Bataafse Republiek in Nederland te stig. Die reaksionêre bewegings wat ná 1815 in die negentiende eeu volg, slaag nie daarin om die langtermyn-voortgang van die revolusionêre beweging te stuit nie.[76]

'n Demokratiese strewe onder die Afrikaners kan sedert 1778 duidelik in Suid-Afrika onderskei word.[77] Dit is nie 'n strewe na 'n demokratiese stelsel wat stemreg vir alle inwoners van Suid-Afrika beoog nie; maar berus op die aksioma van Blanke heerskappy deur 'n monopolie van Blanke stemreg. Soos die Nederlandse Patriotte, wat deur hulle nagevolg word, is sekere Afrikaners in die westelike Kaapkolonie se demokratiese strewe sterk gekant teen die politieke mag (en privileges op ander gebiede wat uit die politieke mag voortvloei) van die betreklik beperkte Kaapse regerende kringe; en soos die Patriotte in Nederland, misluk hulle nou ook in hul strewe. In navolging van die Bataafse Republiek van die Nederlandse Patriotte (deur die Franse leër aan bewind gestel) vind daar in die grensdistrikte Graaff-Reinet en Swellendam opstande plaas. Hierdie opstande, die eerste van 'n reeks grensboeropstande, stort in duie voor die oormag van die nuwe Britse veroweraars van die Kaap. Daarna volg verdere sporadiese, plaaslik beperkte, grensuitbarstings:

vernaamste gebiede van Europese vestiging in Afrika: „Algeria is a country quite astonishingly like South Africa" („Is *Apartheid* an Insoluble Problem?", in *Race*, deel VI, no. 4, April 1965, p. 263). Tydens die dertigerjare is in die *South African Commercial Advertiser* interessante berigte oor die Franse besetting van Algerië gepubliseer. Vgl. *The Moderator* van 21 Feb. 1837: „The French have been defeated in Africa."

75. Vgl. dr. P. Geyl, *De Patriottenbeweging 1780–1787*, Amsterdam, 1947, en *Algemene Geschiedenis der Nederlanden*, deel VIII, *De Revolutie Tegemoet 1748–1795*, Utrecht ens., 1955. Vir 'n aantal werke oor die Amerikaanse en Franse Revolusies kyk my Literatuurlys onder I (ii).

76. Sien o.a. R. R. Palmer, *The Age of the Democratic Revolution: A Political History of Europe and America, 1760–1800: the Challenge, the Struggle*, 2 dele, Princeton, 1959–1964; J. Godechot, *Les Révolutions (1770–1799)*, Parys, 1963; C. H. E. de Wit, *De Strijd tussen Aristocratie en Democratie in Nederland 1780–1848*, Heerlen, 1965.

77. Die eerste fase daarvan word deur dr. C. Beyers in *Die Kaapse Patriotte gedurende*

die Van Jaarsveld- en die Van Rensburg-rebellie (1799 en 1801 respektiewelik) en die Slagtersnek-rebellie (1815).[78]

Die element van vreedsame verhuising uit die Kaapkolonie is voorop met die ontvlamming van die trekgedagte en die vroeë ontplooiing van die Groot Trek. Tog is die element van verset slegs in hierdie stadium nooit diep verskuil nie. Die passiewe reaksie wat die fisieke landverlating openbaar, is slegs 'n skynbare vrywillige onttrekking aan 'n moontlike gewapende botsing en slaan gou oor in verset omdat hul Britse onderdaanskap afgewerp word en 'n eie republikeinse onderdaanskap opgeneem word, in die skepping van 'n nuwe staat. Na 'n paar demokratiese eksperimente kom die Republiek Natalia tot stand in landstreke in noue kontak met, en grensend aan, Britse gebied. Terwyl die Britse owerheid reeds voor die Groot Trek 'n ietwat trae amptelike belangstelling in dié streke getoon het, prikkel verskeie sterk oorwegings nou 'n nuwe aandag daaraan. Die Groot Trek ontwikkel gevolglik 'n onversoenbare dualisme wat nog eers in fyn balans tussen vreedsaamheid en passiwiteit aan die een kant en verset of geweld aan die ander kant weifel. Veral met goewerneur Napier se meer realistiese beleid gaan die Britse aanvanklike aarseling tot aksie oor en domineer die rebellerende, gewelddadige element. Na 'n lang evolusie slaag die rebellie uiteindelik deur die erkenning dat die rebelle nie meer Britse onderdane is nie.[79] In sekere opsig sluit dit op die Hoëveld die suksesvolle deurvoering af van die Afrikaner se demokratiese revolusie wat in die laaste kwart van die agtiende eeu in en om die Kaapse Skiereiland begin het.

As prof. R. Palmer se definisie van 'n revolusie, „Revolution is said . . . to be essentially a conflict of disagreement on fundamental interests and principles not reconcilable without struggle",[80] aanvaar word, kan in die Groot Trek revolusionêre elemente herken word. Die Groot Trek is egter geen klassieke revolusie waarin die revolusionêre stadia, wat prof. C Brinton in vier belangrike Revolusies onderskei, maklik teruggevind kan word nie.[81] Prikkelen-

*die laaste kwart van die agtiende eeu en die voortlewing van hul denkbeelde,* Pretoria, 1967 (tweede hersiene, vermeerderde uitgawe), behandel.

78. Vgl. o.a. J. S. Marais, *Maynier and the First Boer Republic,* Kaapstad, 1944; C. R. Kotzé, *Owerheidsbeleid teenoor die Afrikaners 1806–1820* (ongepub. D.Phil.-proefskrif, Universiteit van Stellenbosch, 1958); en dokumente uitgegee deur H. C. V. Leibbrandt in sy *The Rebellion of 1815, generally known as Slachters Nek,* Kaapstad, 1902. Enige direkte verbandlegging tussen die verskillende rebellies is moeilik: heelwat navorsing moet nog hieroor gedoen word. Dr. J. A. Heese het pas 'n nuwe studie, *Slagtersnek en sy Mense,* gepubliseer.

79. Muller, „Die Groot Trek", pp. 77–78.

80. „Generalizations about Revolution: A case study" in L. Gottschalk, *Generalization in the writing of History,* Chicago, 1963, p. 68.

81. *The Anatomy of Revolution* (Vintage Books), New York, 1952, waarin hy die Engelse Puriteinse Revolusie in die sewentiende eeu, die Amerikaanse en Franse Revolusies in die agtiende eeu, en die Russiese Revolusie in die twintigste eeu vergelykenderwyse ontleed.

de suggesties word tog in sy vergelykende studie aangetref wat op die interessante eerste fase van die Groot Trek toegepas kan word. Soos Brinton vasstel dat dit die voorstanders van die revolusionêre beweging is wat meen „these glorious first steps in revolution are taken almost spontaneously by a united nation rising . . . to check its oppressors", en dit die teenstanders daarvan is wat meen „these first steps are the fruition of a series of interlocking plots initiated by small but determined groups of malcontents",[82] so tref ons dit ook gedurende die vroeë ontplooiing van die Groot Trek aan. In die breë is daar dan ook twee botsende skole van skrywers oor 'n revolusie. Die eerste verklaar die sukses daarvan as 'n spontane massa-optrede teen 'n ondraaglike tirannie; en die tweede skryf die mislukking van hul saak toe aan die gewetenlose taktiek van 'n minderheid van geslepe manne.[83] So ontstaan mites wat lank voortleef. In die Voortrekker-sentriese geskiedskrywing was dit Preller wat die siening van 'n spontane Afrikaner-volksreaksie 'n honderd jaar na die Groot Trek nog aan die lewe probeer hou het. In die anti-Voortrekker-geskiedskrywing is dit MacMillan wat dr. Philip se algeheel veroordelende siening van die Groot Trek as 'n uiterste ramp in die twintigste eeu nog nuwe lewe probeer gee het.

Met Brinton sien ons 'n element van waarheid in albei uiterstes. Die sukses van revolusies word gedeeltelik bepaal deur „an active, able, and far from infinitesimal minority working on a large majority group with grievances enough to be stirred up effectively when the right time came".[84] Revolusies groei uit saad gesaai deur manne wat veranderinge verlang, en dié manne doen die propagering op bekwame wyse maar tog ook onder gunstige omstandighede.[85] So 'n tendens kan ook in die Groot Trek gevind word. Grensboerleiers wat Oosgrenstoestande ondraaglik vind, kom met die trekgedagte te voorskyn. Van 'n gunstige griewe-klimaat maak hulle gebruik om dit by 'n voldoende aantal ander grensboere so tuis te bring dat ook hulle moet glo dat toestande so ondraaglik is dat 'n landverlating en die stigting van 'n eie staat die beste oplossing is.

In die eerste fase van sy revolusies vind Brinton verder dat die owerhede in beheer duidelik nie in staat is om geweld doeltreffend te gebruik nie. Dit bevorder die vroeë suksesvolle ontplooiing van revolusionêre verset. Dit kan aan baie faktore toegeskryf word: onvoldoende magsmiddele, 'n onoordeelkundige aanwending van voldoende magte, of onbekwame, verdeelde, pessimistiese leierskap.[86] Of daar gedurende die beginfase van die Groot Trek voldoende troepe in die Kaapkolonie aanwesig was om sowel die Xhosas as die Trekkers in die uitgestrekte grensdistrikte gewelddadig te beheer, is twyfel-

82. *Ibid.*, p. 83.
83. *Ibid.*, p. 86.
84. *Ibid.*, pp. 86–89 (aanhalings op p. 89).
85. *Ibid.*, pp. 89–90.
86. *Ibid.*, pp. 90–94.

agtig. Aanvanklik is die Voortrekkers as vreedsame trekboere aangesien, en toe hulle revolusionêre staatkundige aspirasies later uitgeken is, het hopeloos verdeelde Britse owerhede dit verstandig geag om geen geweld te gebruik nie. Die vreedsame onttrekking is met 'n vreedsame gelatenheid bejeën: sover moontlik is sommige opvallende griewe uit die weg geruim en teenpropaganda geloods waarvan die grondtoon dikwels was dat die noodwendige noodlot wat op die Trekkers wag, die dwaasheid van die trekgedagte sou bewys.

Naas die siening van die Groot Trek as die geslaagde staatsdemokratiese revolusie van die Afrikaner, moet die Groot Trek as die kerklike revolusie van die Afrikaner nie misgekyk word nie. Dit is geen godsdienshervorming en beslis geen kruistog nie. Hoewel hul godsdiens ook in 'n sekere sin Oud-Testamenties gekleurd was soos dié van die Mormone in Noord-Amerika, is daar geen so 'n radikale breuk (so tipies van die Noord-Amerikaanse grens) met aanvaarde Wes-Europese teologiese patrone en kerklike organisasies nie.[87] Die kerklik-revolusionêre aard van die Groot Trek is nie so uitgesproke nie. Die Afrikaner-grensboer was inherent konserwatief: hy het nie geredelik, soos die pionier in die Noord-Amerikaanse Weste, lekepredikers aanvaar nie; tog was daar 'n tradisie van verset op verskillende tye teen sy Hollandse predikant as amptenaar en werktuig van 'n onsimpatieke Kompanjie. Soms is die gesindheid na sy vroeë negentiende-eeuse Skotse predikant op die Kaapse Oosgrens oorgedra. Deurdat hulle Kaapse predikante aanhou beroep het, het die Trekkers hul jare lank daarvoor beywer om die band met hul Kerk in die moederkolonie te bewaar. Uit hoofde van steun wat die Kaapse Kerk aan die Britse regering in sy beleid teenoor die Voortrekkers verleen het (dat dit die grensboere se eerste plig as Christene was om aan die Christelike owerheid wat God oor hulle gestel het, gehoorsaam te wees en met lydsaamheid op beter tye te wag), moes die Trekkers noodwendig ook teen hul Kerk in verset kom. As selfstandige Bybellesers het sommige grensboere hulle soms daaraan gewaag om individuele vertolkings van Bybeltekste te ontwikkel en sodanige vertolking teenoor dié van hul predikante, ringe of sinode in te span. Hierdie leke-uitsprake het regverdiging van die trekdaad op Christelike gronde geraak. Die terrein van die Voortrekkerbotsing met hul Kerk is egter wyer: dit gaan ook oor die morele regverdiging vir die opname van Gekleurdes as volle en gelykwaardige lidmate van die Kaapse Kerk.[88]

Hoe langer die Voortrekkers gewag het op 'n Kaapse predikant, hoe groter het die breuk tussen hulle en hul Kerk ontwikkel. Reeds sydelings onder sensuur geplaas, moes hulle soms vir predikante terugval op swakkerige

87. Vgl. A. R. Vidler, *The Church in an Age of Revolution, 1789 to the present day*, Penguin Books, Harmondsworth, 1965, p. 235: „ . . . for a long time afterwards (na die Amerikaanse Revolusie) American history could fitly be described as revolutionary and, if revolution spells the opposite of stability, America's *religious* history was conspicuously so."
88. Kyk Hoofstukke VI en VIII.

alternatiewe wat vir 'n groot aantal Trekkers onaanneemlik was. Ten eerste was daar dié in baie opsigte ongeskikte oud-sendeling van die Londense Genootskap, eerw. Erasmus Smit. Die volgende wat baie ernstig en deur meer as een Trekkergroep oorweeg is, was die Engelse Wesleyaanse sendeling eerw. James Archbell. Van eerw. Daniel Lindley, Noord-Amerikaanse Presbiteriaan, se dienste is tydelik met groot sukses gebruik gemaak. Nog later het eerw. Jakob Ludwig Döhne, 'n Duitse Lutheraan van die Berlynse Sendinggenootskap, verdere verskeidenheid gebring. Die skakeling met sendelinge van soveel uiteenlopende denominasies gedurende hul jarelange breuk met hul tradisionele kerkverband sou die weg vir latere kerklike verbrokkeling in die Afrikaanse Kerke help voorberei.

Ook in hul kerklike revolusie het die Voortrekkers 'n besliste oorwinning behaal, en dit reeds tydens die ontplooiing van die Groot Trek. In Julie 1838 het 'n Kaapse predikant in sy gemeentelike brief die dood van Retief en geselskap en die daaropvolgende Groot Moorde as die afkeuring van die Opperwese van die hele trekplan beskryf.[89] Teen Desember van dieselfde jaar het die Voortrekkers deur die aflê van 'n plegtige gelofte en die behaal van 'n groot militêre oorwinning, aan destydse Afrikaners en aan latere Afrikaners bewys dat hulle inderdaad, soos Israel in die Ou Testament, in hul groot onderneming wel onder Goddelike leiding en bewaring verkeer.

Die Groot Trek het unieke revolusionêre eienskappe vertoon, want dit het ook elemente van 'n konserwatiewe teenrevolusie bevat. Onder filantropiese invloed is, volgens die gevoel van die Afrikaner-grensboer in die Kaapkolonie, 'n revolusionêre kleurbeleid ingevoer. Dat dit tesame met 'n administratiewe besparingsveldtog toegepas is, het by baie grensboere ernstige griewe opgewek. Deur die Britse Kolonie te verlaat, kon hulle weer hul tradisionele kleurbeleid in hul eie staat instel.

Dit is nodig dat enige grondige herinterpretasie van die Groot Trek in sy gedetailleerde ondersoek en ontleding indringend moet wees en tegelyk so breed opgeset as moontlik om die verband tussen al sy kompleksiteite in beter balans uit te beeld. 'n Te enge Afrikaner-sentriese siening sal dan verruim om 'n meer betekenisvolle plek aan die Nie-Blanke in die Groot Trek te gun; onkunde, onreëlmatighede en geweld in die Trekkers se optrede teenoor Nie-Blankes sal dan krities benader word. Die Engelsskrywendes se siening van die Voortrekker moet in ag neem dat laasgenoemde nie, soos elders in grensstreke van die Europese koloniale wêreld geskied het, moordpartye teen Nie-Blankes onderneem het nie. Engelsskrywendes sal 'n begrypende studie van aanpassing van 'n grensboergemeenskap-in-beweging na meer noordelike streke vrugbaarder vind as 'n morele veroordeling van hulle indringing tussen Nie-Blankes. Die Groot Trek het grootskaalse boerdery-kolonisasie aan die buitekoloniale grensgebiede voorsien. Aangesien daar reeds Blanke jag-

89. *Derde Brief van eenen Leeraar in Zuid-Afrika aan zyne Gemeente*, Kaapstad, 1838, pp. 9–10.

ters-, handelaars- en sendeling- en Trekboer-grensgebiede bestaan het, was dit 'n logiese, inderdaad onvermydelike, Blanke ekonomiese afronding in Suidelike Afrika. 'n Vername aspek van die Groot Trek is die siening dat dit in die vorm van 'n buitengewoon groot reeks snel opeenvolgende golwe plaasgevind het, wat teen so 'n hoë spoed beweeg het dat dit onder Britse beheer uitgerol het.[90] Dit neem die Afrikaner tot in die tropiese suidoos-kusstreke; maar verarm hom op stoflike gebied. Die Groot Trek verteenwoordig die hoogwatermerk van verlandeliking in Suid-Afrika en tegelyk die laagwatermerk van verstedeliking. Hoe dit gebeur het dat die beweging, uit ernstige griewe gebore, 'n trekgedagte laat vorm aanneem het, dit laat ontbrand het, die gedagte geslaagd gepropageer is, deur gevaarpunte voortbeweeg het, totdat dit met eie momentum self voortgegaan het – dit moet nog behoorlik en in detail ontleed word. Die vierjaar-tydperk van die vertrek van die Uys-kommissie in September 1834 tot die slag van Bloedrivier in Desember 1838 is ryker aan dramatiese spanning en aksie met skouspelagtigheid en historiese betekenis as waarskynlik enige ander vierjaar-periode (miskien met uitsondering van die oorgangstydperk van die negentiende na die twintigste eeu). Hierdie vierjaar-tydperk is stewig gewortel in ons geskiedenis: die naspoor van sy oorsprong moet verligtend werk.

Dat die Trekkers skaars daarin kon slaag om Noord-Transvaal in getalsterkte te bereik, benadruk die punt dat slegs betreklik klein getalle grensboere Voortrekkers geword het. Die verklaring is dat weens die uiters beperkende agtiende-eeuse Kompanjiesbeleid t.o.v. immigrasie en kolonisasie, besonder min blanke koloniste hulle in die Kolonie gevestig het. Die griewe wat die grensboere beweeg het om te trek, was nie sterk genoeg om meer as 'n klein minderheid van hulle daartoe te laat oorgaan nie. Terdeë moet daarmee rekening gehou word dat daar 'n sterk boere-konserwatisme was (by uitstek waarneembaar onder die „Doppers", maar ook by andere wat 'n soortgelyke geestesingesteldheid openbaar het)[91] en dit het weerstand gebied teen die radikale oplossing wat die trekgedagte ingehou het. Dit word duidelik waargeneem nieteenstaande die fisiese en psigologiese mobielwording wat die Afrikaner-grensboer as trekker deurgemaak het en hom dus meer simpatiek teenoor die trekgedagte ingestel het. In die propagering van die trekgedagte is dit nog nie as probleem gestel nie. Daar is geprobeer om te verklaar waarom die Groot Trek geslaag het, maar die verdere belangrike probleem waarom die Groot Trek nie volkome suksesvol was nie, is nog nie behoorlik ontleed nie.[92]

Die Afrikaner-historikus moet nie beklemtoon dat die Voortrekker-indringing na die noorde en die noordooste ter wille van die voortbestaan van sy volk geregverdig is nie; en ook nie deur 'n besondere roeping om die Christelike Westerse beskawing daarheen uit te brei nie. Dat heelwat Voortrekkers

90. Muller, „Die Groot Trek", pp. 74–75.
91. Spoelstra, *Die „Doppers" in Suid-Afrika, 1760–1899.*
92. Muller, *Waarom die Groot Trek geslaag het.*

dit geglo het, beteken nie dat dit vandag as 'n aksioma van Afrikaner-geskiedskrywing aanvaar moet word nie. Dit gee in elk geval nie 'n morele regverdiging aan die Voortrekkers om in hulle botsings met swart „barbare" hulle magsposisie te gebruik om die inboorlinge terug te druk nie. Die primitiewe aard van die grensboer-beskawing wat na die noorde gedra is, moet erken word. Ook moet die talle swakhede van die Trekkergemeenskappe nie misgekyk word nie. Slegs wanneer 'n soberder en realistieser beeld van die Voortrekkers geskilder word, sal die Voortrekker en sy beweging, die Groot Trek, werklik tot sy reg kom as 'n verskynsel van universele betekenis. 'n Geïntegreerde geheelbeeld word vereis wat in die internasionale geskiedskrywing 'n aanvaarbare plek kan inneem.[93] Die geskiedenis van lande en volkere is onafskeidbaar aan mekaar geskakel: derhalwe is dit wenslik dat daar tot so 'n objektiewe sintese as moontlik van die groot geheel gekom moet word. Omdat sekere feite nog nie korrek of met sekerheid vasgestel is nie, baie subsidière probleme ook nog onopgelos, en die onderwerp daarby met emosie gelaai is, is die aandurf van so 'n probleem geensins 'n maklike taak nie.

Die wyere probleemstelling lui: Hoe het dit presies gebeur dat duisende Afrikanerboere wat teen die einde van 1834 nog as Britse onderdane in die Kaapkolonie gewoon het, reeds teen die einde van 1838 daartoe oorgegaan het om deur 'n eie, republikeinse Natalse volksraad in 'n eie staat regeer te word? Weliswaar het hulle nog in versterkte laers veral van die Tugelavallei tot langs die riviermondings om Port Natal gestaan en was die fleur van hul kommando's teen die einde van 1838 nog in Zoeloeland; maar 'n ongeëwenaarde militêre oorwinning, in die mees kritieke fase van hul Zoeloe-oorlog, was behaal, wat veel meer as 'n blote militêre oorwinning was. 'n Nuwe nasionale gedenkdag van die Afrikaner het ontstaan, wat deur sy plegtige gelofte splinternuwe nasionaal-religieuse tradisies, eie aan Suid-Afrika, geskep het. Wesentlik het die verloop van die Groot Trek teen Desember 1838 'n reeds aanwesige saamhorigheidsgevoel onder Afrikaners in 'n republikeinse nasionalisme laat ontwikkel. Hoe hierdie geweldige oorgang van 1834 en hoofsaaklik tot 1838 en kort daarna plaasgevind het, is die probleem in die studie oor die ontplooiing van die Groot Trek. Die eerste faset hiervan is die basiese probleem van die oorsprong van die Groot Trek: wat die Groot Trek direk en indirek veroorsaak het, hoe die trekgedagte ontstaan het, en hoe dit geleidelik in die gemoedere van die Afrikaner-grensboere posgevat het. Die gewigtige trekbesluit van Louis Tregardt, gevolg deur dié van Piet Retief, met sy wye implikasies, rond dit af.

93. Muller, „Die Groot Trek", pp. 75–76.

# III Swart Immigrante[1] Na Die Kaapkolonie

„. . . history, I believe, is essentially a form of movement, and purposive movement too. It is not a mere phantasmagoria of changing shapes and costumes, of battles and conquests, dynasties and usurpations, social forms and social disintegration."
H. Trevor-Roper, *The Rise of Christian Europe*, plek onvermeld, 2de ed., 1966, p. 9.

„In the history of Southern Africa . . . there is the permeable frontier, where different societies interpenetrate, and where boundary conditions set up special social relations. An impermeable frontier between White and non-White has often been sought for in plans drawn up by Whites, but has never been achieved in practice."
J. A. Barnes, Hoofstuk 8: „Race Relations in the Development of Southern Africa", in A. W. Lind (red.), *Race Relations in World Perspective*, University of Hawaii Press, Honolulu, 1955, pp. 175.

„Alle ogenblikken vrees wij voor gevaar dat wij alledag siet: duisenden van wilde naatien scherp gewaapend tusschen ons moet woonen, te seggen de Vingoes, Kaffers . . ."
Veldkornet I. J. du Plessis aan luitenant-goewerneur Stockenstrom, Misgunt, wyk Gamtoosrivier, 10 Oktober 1837, p. 167, in L.G. 498, in Kaapse Staatsargief.[2]

Die Hollandse kolonie is in Suid-Afrika in 'n Hottentotgebied gestig, honderde myle van die naaste Bantoestamme in die noorde en in die noordooste. Toe blanke Europeaan en swart Bantoe in 'n heel vroeë stadium van mekaar se bestaan in afgeleë streke bewus geword het, is verkenningsreise onderneem wat algaande meer kennis omtrent mekaar aan die lig gebring het. Inderdaad is die streke wat hulle van mekaar geskei het gedurende die vroeëre agtiende eeu deur migrasiebewegings in mekaar se rigtings vinnig ingekrimp. Soos in die vorige hoofstuk verduidelik, is verskeie speerpunte van uitbreiding in verskillende rigtings uitgestoot. Vanuit die Blanke Kaapkolonie tref mens veral jagters en handelaars aan op pad na en van die latere Suidwes-Afrika, Betsjoeanaland en Griekwaland-Wes, terwyl na en van die noordooste en ooste die landstreke van die Xhosa en hul bure eweneens deur jagters en

1. Daar was nie slegs Swart immigrante nie, maar ook 'n relatief klein aantal Bruin immigrante. Die instromende Bantoe gedurende die vyftien jaar voor die Groot Trek was tewens 'n vername resultaat van die *Difaqane:* gevolglik konsentreer ons op die oorweldigende stroom Swart immigrante. Vandaar die klem op hulle in die opskrif van hierdie hoofstuk.
2. Ter wille van helderheid en uniformiteit het ek die punktuasie en hoofletters gewysig.

handelaars bereis is. Dit was die waardevoller produkte van die jag (soos ivoor, horings en velle) wat hulle daarheen gelok het; asook die beeste wat die Bantoe vir goedkoop Blanke fabrikate teen groot wins aan hulle wou verruil.[3]

Die dorre noordwes- en noordgrensstreke sou nie naastenby soveel punte van menslike kontak oplewer as Xhosaland nie. In halfwoestyne woon min mense. Sedert die laaste kwart van die agtiende eeu het daar met die snelle uitbreiding van die blanke Kaapkolonie in sy ooste 'n breë grenssone ontstaan waar Bantoe en Blanke op toenemende diepe front terdeë met mekaar kontak gemaak het. By die vroeë jagters en handelaars het later sendelinge en baie honderde veeboer-landbouers hulle aangesluit. Waar die Xhosa ook die veeboerdery en die landbou beoefen het, het hulle in wedywering om weiveld, bewerkbare grond en water in konfrontasie met mekaar gekom; en waar albei jagters was, is die konfrontasie verskerp. Dat Blanke en Xhosa ook in 'n wedersyds aanloklike handelsverkeer met mekaar wou tree, het geensins die potensieel gewelddadige stryd wat uit 'n direkte konfrontasie voortgevloei het, uitgeskakel nie.[4]

Sowel die swak Kompanjiesowerhede as die tydelike Eerste Britse Bewind wou die afgeleë ontplofbare grens direk pasifiseer. Daarom wou hulle ook 'n absolute grenslyn skep. Geeneen wou die verantwoordelikheid en uitgawes aanvaar vir die ontwikkeling van 'n breë grenssone wat kontakte op baie terreine sou meebring nie. Die wedersydse drange onder Bantoe en Blanke om wins te haal uit voortgesette kontakte was egter veels te sterk. Opeenvolgende Kompanjiesplakkate uitgevaardig in 1727, 1739, 1770 en dié van 1774, wat selfs die doodstraf as afskrikmiddel ingestel het, lewer bewys van 'n on-

3. Vgl. Hoofstuk VII vir 'n ontleding van Blanke verkenning in Suidelike Afrika. Oor Nie-Blanke verkenning is daar 'n behoefte aan verdere navorsing en beskrywing. 'n Interessante studie in hierdie verband, maar oor 'n ietwat latere tydperk, is deur E. C. Tabler onder die opskrif „Non-Europeans as Interior Men" in *A.N.N.*, XIII, 8, Des. 1959, pp. 291–296, gepubliseer. 'n Gesaghebbende studie oor Griekwa- en Korannaverkennings moet nog geskryf word. J. Vansina rapporteer in sy *Kingdoms of the Savanna* (Madison ens., 1966, p. 178) dat Griekwas vroeg in die Lozi-koninkryk noord van die Zambezi verskyn het. Aan die rol van die slaaf Joseph Arend kan verdere aandag gegee word. Vgl. o.a. A. E. Schoeman, *Coenraad de Buys, the first Transvaler*, Pretoria, 1938, en E. C. Tabler, *Pioneers of Rhodesia*, Kaapstad, 1966, p. 4.

4. Die geskiedskrywer van die Suid-Afrikaanse ekonomiese ontwikkeling, prof. H. M. Robertson, gee in sy „150 years of Economic Contact between Black and White" (*The South African Journal of Economics*, deel 2, 4, Des. 1934, pp. 403 vlg). 'n voorlopige oorsig van die Swart-Wit-grenssituasie, gebaseer hoofsaaklik op gedrukte bronne. Sy kritiese, indringende ontleding van ekonomiese faktore bly nog steeds bruikbaar. In 'n doktorale proefskrif, *Grensbakens tussen Blank en Swart in Suid-Afrika*, Kaapstad, 1947, bied dr. P. van Biljon 'n uitvoerige Afrikaner-sentriese studie aan. 'n Groot terrein word gedek deur uitgebreide bronnenavorsing, maar die massa gegewens is nie altyd tot 'n beldere sintese gebring nie.

vermoë om die Blanke se handelsverkeer met die Xhosa stop te sit.[5] Net so tevergeefs was goewerneur Van Plettenberg se verdrag in 1778 met mindere Xhosahoofde gesluit om die Visrivier as absolute grens vas te stel. Die Trekboer en die Xhosaboer het steeds meer en beter weiveld in 'n breër wordende grenssone gesoek. Van 1778 sou Boer en Bantoe feitlik as permanente bure in die Suurveld saamwoon. Weens die optrede van onverantwoordelike elemente aan albei kante, botsende belange en radikaal verskillende benaderings i.s. grondbesit en algemeen menslike verhoudings (soos hierbo reeds verduidelik), wat noodwendig tot baie misverstande moes lei, breek die Eerste Oosgrensoorlog van 1779 uit. Heelwat bloedvergieting volg en verdere vyandige tradisies word geskep; maar 'n dekade later woon Blanke en Bantoe nog steeds as bure daar.[6]

Hierdie verbreding van die basis van kontak het o.a. beteken dat die Xhosa meer dikwels 'n gemeenskaplike jagveld met die ylverspreide Trekboere betree het. Natuurlikerwys sou 'n intensivering van die handelsverkeer volg, wat op sy beurt kontakte verder verbreed het. Aanvanklik was die Bantoe bereid om sy beeste, ivoor, horings en velle aan te bied in ruil vir krale, knope, messe en soortgelyke artikels van geringe waarde. Gestimuleer deur verdere kontak met Blankes, verlang die Bantoe later metaalware van groter waarde soos byle, en katoenware, waaronder sakdoeke. Na gelang die Bantoe beter vertroud geraak het met die meer gesofistikeerde produkte van die Europese tegnologiese meerderwaardigheid, het hy al hoe kieskeuriger geword. Algaande het die Bantoe ook beter besef hoe hoog die Blanke ivoor en beeste gewaardeer het en het hulle gevolglik veel meer van die ou ruilartikels geëis, of 'n beter seleksie van nuwe artikels aangevra.[7]

Waar die perd duidelik die vinnigste vervoermiddel was op reise en met krygsoperasies, is daar heel aan die begin van die negentiende eeu reeds heelwat betaal om goeie perde te kry. Op jag en in oorlogvoering was die Westerse vuurwapen ook veel dodeliker en baie effektiewer op veel groter afstande as die knopkierie en assegaai van die Bantoe. Hoe meer oorloë teen die Blanke gevoer is, hoe meer het die Bantoe van die meerderwaardigheid van

5. Terwyl die Plakkaat van 4/9 April 1727 slegs die veeruil met die Hottentotte verbied (*Kaapse Plakkaatboek*, deel II (*1707–1753*), Jeffreys en Naudé, reds., Kaapstad, 1948, pp. 129–130), word in die Plakkaat van 8 Desember 1739, waarin ook die veeruil met die Xhosas verbied word, na eersgenoemde Plakkaat verwys (*ib.*, pp. 167–169). By die Plakkaat van 13 Februarie/26 April 1770 word met verwysing na die Plakkaat van 8 Desember 1739 die veeruil met die Xhosas en Hottentotte weer eens verbied en boere aangesê om hulle nie anderkant die Gamtoosrivier te vestig nie. Daar word nou reeds verwys na „een gebaande wagenweg, uijt het Swellendams district tot naar de bewooning der Caffers lopende" (*Kaapse Plakkaatboek*, III (*1754–1786*), Naudé red., Kaapstad, 1949, pp. 76–78 (aanhaling op p. 76). By die Plakkaat van 5 April/16 Junie 1774 word alles uitvoerig herbevestig en bekend gemaak (*ib.*, pp. 90–94).

6. Vgl. o.a. P. J. van der Merwe, *Die Trekboer in die Geskiedenis van die Kaapkolonie*, Kaapstad, 1938.

die Blankes se wapens bewus geword. Toe berede Hottentotsoldate in hierdie tyd ook nog na die kant van die Xhosa oorstap met hul vuurwapens en die Europese metodes prakties kon demonstreer, het dit aan die Xhosa 'n sterk spoorslag gegee om die perd en die vuurwapen feitlik tot elke prys te bekom. Daartoe moet verder bygedra het die feit dat Coenraad de Buys en sy groepie Blankes en Hottentotte hulle juis toe in Xhosaland gevestig het. Xhosahoofde soos Gaika was nou bereid om heelwat beeste en ivoor hiervoor te gee.[8]

Met die gaan van dr. Van der Kemp en ander sendelinge na Xhosaland is die eerste daadwerklike pogings aangewend om die Christelike geloof daar te laat posvat. Mettertyd sou die kersteningsproses veel bydra tot die verruiming van Westerse kontak met die Bantoe. Daardeur is die Bantoe aangespoor om Westerse klere te dra en om van sy eie gewoontes en gebruike af te sien. Van die eerste bekeerlinge en potensiële bekeerlinge het vanselfsprekend ontuis gevoel in die tradisionele stamlewe en van hulle sou aangemoedig word om na Blanke dele van die oosgrensstreke uit te wyk. In elk geval het nog voortdurend hulle Bantoegroepe uit hul stamverband afgeskei, waardeur al meer kleiner Bantoe-eenhede die grenssone ingedring het.[9]

Onder druk van al hierdie faktore kon die afgeleë Sentrale Regering nie veel vermag in sy voortgesette pogings om die aangroeiende getal Xhosa-immigrante uit die breë Oosgrenssone te weer nie. Selfs die sterker Britse owerheid het in 1797 tevergeefs geproklameer dat alle Oosgrensboere hul Xhosabediendes moes laat gaan en ander bediendes moes verkry.[10] Ook na die 1799-oorlog het Xhosa en Trekboer nog saam in die grenssone bly woon. Toe die nuwe Bataafse Bestuur in 1803 die Oosgrens probeer pasifiseer, blyk uit goewerneur Janssens se proklamasie van 1 Junie 1803 duidelik die mate waarin die Xhosa hul reeds in die Trekboer-gemeenskappe ingeskakel het. Die Goewerneur laat die Trekboere naamlik toe om Xhosas wat meer as 'n jaar in hul diens is, te behou. Wat meer sê, dit blyk ook dat die inboekstelsel waarkragtens Hottentot- en Gekleurde kinders as arbeiders by boere opgelei is, reeds

7. Robertson, „150 Years of Economic Contact", p. 405 vlg.

8. L. Alberti, *Account of the Tribal Life and Customs of the Xhosa in 1807*, Kaapstad, 1968, p. 97 vlg.; W. J. Burchell, *Travels in the interior of Southern Africa*, Londen, 1824, II, p. 376 vlg.; Theal, *R.C.C.*, VII, p. 81; D. Moodie (red.), *The Record . . . .*, Kaapstad, 1838; J. S. Marais, *Maynier and the First Boer Republic;* en J. de Villiers, *Hottentot-Regimente aan die Kaap, 1781–1806*, p. 114 vlg.

9. D. Williams, *The Missionaries on the Eastern Frontier of the Cape Colony, 1799–1853* (ongep. D.Phil.-proefskrif, Univ. van die Witwatersrand, 1959); J. du Plessis, *A History of Christian Missions in South Africa*, Londen, 1911.

10. Die Proklamasie van 27/29 Junie 1797 deur graaf Macartney lui „that all the inhabitants who have in their service or in any other manner harbour any Caffers, shall within the space of twelve months liberate and discharge the same, and provide themselves with other servants" (*Kaapse Plakkaatboek*, V (*1795–1803*), Naudé red., Kaapstad, 1950, p. 86).

tot Xhosakinders uitgebrei het. Grensboere word deur Janssens spesifiek aangesê om hierdie kinders na hul krale terug te stuur.[11]

Teen die end van die agtiende eeu en die vroeë negentiende eeu het Bantoe hulle in toenemende getalle onder die Kaapse Oosgrensboere gevestig. Aan die een kant is hulle soms uitgedryf deur stamtwiste en mindere wrywingspunte wat enkele gesinne en individue geraak het (en hoe kleiner die eenhede, hoe meer geneig was die Bantoe om as vaste immigrante na die Kolonie te verhuis). Aan die ander kant is baie Bantoes aangetrek deur die aanloklikhede van die Westerse beskawing, en het hulle ruilhandel gaan dryf en by Blanke Boere in diens getree om Europese artikels te verkry. Ook by die Oosgrensboere was daar 'n sterk motivering om Bantoemans, -vroue en -kinders in diens te neem. Owerheidspogings om die Boere se bediendes tot Hottentotte, Gekleurdes en slawe te beperk, en die Bantoe agter 'n absolute grens te segregeer, het herhaaldelik misluk. Ander arbeid was skaars. Die meeste Hottentotte was toe in die reël nog nie bevredigend geskoold om, behalwe as veewagters, goeie diens te lewer nie. Slawe was duur, en die nodige kapitaal om in hulle te belê, het dikwels by die grensboere ontbreek. In die afgeleë grensstreke kon slawe en Hottentotte maklik wegloop om hulle selfstandig te vestig binne of buite die koloniale grense; of hulle desnoods onder die Bantoe te begewe. Vir onwillige en ontroue skaapwagters het die groot ruimtes van die grensstreke altyd 'n breë pad na 'n selfstandige bestaan gebied. Mettertyd het die moontlikheid van die verkryging van vuurwapens en perde deur Bantoe om hulle dan op die jagveld en militêre gebied beter te laat geld, as besonder sterk aansporing gedien om by Boere in diens te tree, of om ivoor en beeste op liberale wyse daarvoor te verruil.[12]

Gedurende die vroegste grenskontakte het klein groepies grensboere hulle soms tydelik onder die Xhosas gevestig. Behalwe die bekende Coenraad de Buys, wat geruime tyd in Xhosaland (en later oor die Oranjerivier) met Bantoevroue geleef het en in die Bantoepolitiek 'n rol gespeel het, meld Maynier ook dat twee ander grensboere, Coenraad Bezuidenhout en Christoffel Botha, Xhosavroue geneem het. Na die opstand van 1799 het nog 'n paar ander Boere tydelik onder die Xhosas gaan woon.[13] Daar was egter altyd baie meer Bantoe wat na die Kaapkolonie aangelok is, as Boere wat deur die Bantoestreke aangetrek is. Vir die Bantoe was daar meer plek in die ylverspreide blanke grensgemeenskappe; die Bantoe was talryker as die Blanke Boere; en die aantreklikhede van die Westerse beskawing was veel sterker as die omge-

11. *Kaapse Plakkaatboek*, VI (*1803–1806*), Naudé red., Kaapstad, 1951, pp. 30–31. Kyk verder P. J. Venter, „Die Inboek-Stelsel", in *Die Huisgenoot*, 1 Junie 1934, p. 25 vlg. en Robertson, „150 Years", p. 408.

12. Robertson, „150 Years", p. 406 vlg. Vgl. ook *Kaapse Plakkaatboek*, IV (*1787–1795*), Naudé red., Kaapstad, 1949, pp. 234–235 en *ib.*, V (*1795–1803*), pp. 138–139.

13. A. E. Schoeman, *Coenraad de Buys, the first Transvaler*, Pretoria, 1938; Marais, *Maynier and the First Boer Republic*, p. 29.

keerde aantrekkingskrag van die lewe in Bantoegemeenskappe. Op sy langdurige omswerwinge onder die inboorlinge was Coenraad de Buys later sonder sy perd en moes hy 'n ry-os bestyg; en toe sy geweer ingegee het, moes hy op 'n pyl en boog terugval.[14] Min Blankes sou hulle dus lank onder die Bantoe vestig en hulle so van die grootste voordele en geriewe van die Westerse beskawing vrywillig afsny. Sonder minstens 'n doeltreffende geweer en voldoende ammunisie kon Blanke immigrante na swart Suid-Afrika nie veel vermag nie. Daarom wou die Trekboer in die mees vooruitgeskowe posisie altyd sy lewenslyn na die naaste grensdorp ophou, en op goeie voet met sy koloniale owerheid verkeer. Sy eenvoudige voorlaaier kon hy miskien self repareer, en hy kon maklik sy lood- en tinkoeëls giet; maar hy was nie in staat om in die Suid-Afrikaanse binnelande al die bestanddele van buskruit in hul natuurlike staat te vind, dit self te suiwer en sy buskruit self te meng nie: soos vir die latere Voortrekkers was buskruit die eintlike sleutel tot basiese voedselvoorsiening op die jagveld en tot selfhandhawing onder tienduisende inboorlinge. In die laaste instansie was die afsny van wapens en ammunisie die troefkaart wat die koloniale owerheid altyd teen te opstandige grensboergemeenskappe kon gebruik.[15]

Die kortstondige Bataafse Bewind het geen verandering in die saamwoon van Blank en Bantoe teweeggebring nie. Die grensboere het hulle dus al hoe meer daarop beroep dat die presedent geskep is om Bantoemans feitlik permanent as veewagters aan te hou en Bantoevroue as huisbediendes en op hul landerye. Vanselfsprekend sou hulle ook Bantoekinders begin oplei om plaaswerk te doen. Hierdie werkverdeling het die Bantoe-immigrante goed gepas en hele gesinseenhede het soms later daaraan gewoond geraak om vas by bepaalde Blanke gesinne te werk. Nadat hulle periodieke besoeke aan hul tuisstamme afgelê het (en so die aantreklikhede van die lewe onder die Blankes verder gepopulariseer het), het hulle dikwels na dieselfde boereplase teruggekeer.[16]

Dit is dan verstaanbaar dat kolonel Collins op sy inspeksiereis in 1809 weer eens tevergeefs aangedring het op die ontslag van hierdie Bantoebediendes. Toe in 1812 'n buitengewoon vasberade poging aangewend is om die Bantoe oor die Visrivier te segregeer, wou baie grensboere nog nie hul Bantoebediendes prysgee nie. Vyf jaar later is die segregasiebeleid reeds verslap deur die instelling van 'n „Kafferkermis" twee keer per jaar te Grahamstad. Intussen moes sterk militêre pogings voortgesit word om saamgeperste vyandi-

14. Schoeman, *Coenraad de Buys.*

15. Vgl. proklamasies aangaande die koop en verkoop van gewere en buskruit op 27 Junie 1797 (*Kaapse Plakkaatboek*, V, pp. 86-87).
Vir die posisie op die Noord-Amerikaanse grens, kyk C. P. Russell, *Guns on the Early Frontiers*, New York, 1957, veral p. 219 vlg.

16. J. P. van der Merwe, *Die Kaap onder die Bataafse Republiek 1803-1806*, Amsterdam, 1926, p. 225 vlg. Kyk verder H. Lichtenstein, *Reisen im Sudlichen Afrika in den jahren 1803, 1804, 1805 und 1806*, W. Drascher red., I, Stuttgart, 1967, p. 390 vlg.

ge Bantoestamme uit die oorwegend Blanke grensgebied te weer. Ywerige grensverdedigers, gesteun deur sendelinge, kon nou met oortuiging begin argumenteer (soos ook in die daaropvolgende dekades) dat die beskawing van die Xhosa hulle minder gevaarlike vyande sou maak. Hulle het meer beperkte kontakte bepleit, onder doeltreffende beheer. Die „Kafferkermisse" is gevolglik deur goewerneur Donkin in 1821 heringestel, en wel by Fort Willshire. Dié kermis by die militêre pos sou later 'n gereelde weeklikse instelling word. Deur sy kennismaking met Westerse produkte moes die Xhosas opgevoed word in die Europese beskawing en aldus vreedsamer teenoor die Blankes ingestel word.[17]

Aanvanklik was die omvang van die handelsverkeer heel beperk en het die Xhosas gewoonlik eenvoudige Westerse artikels aangeskaf. C. Brownlee, wie se vader hom in 1820 as sendeling onder Gaika se stam gevestig het, vertel dat vir eers selfs nie ysterpotte en tinware aangevra is nie, maar slegs artikels soos krale, knope en koperdraad. Uit die klein begin het egter 'n vername ontwikkeling gespruit. In die laat twintigerjare is die kermisse uitgebrei en teen die vroeë dertigerjare word Blanke handelaars – sonder om aan kermisregulasies gebonde te wees – reeds in Bantoegebiede toegelaat. Aangesien handelswinste so groot was, het onwettige handelsverkeer dwarsdeur die tydperk voortgeduur.[18] In afgeleë grensstreke kon beamptes en offisiere nie daarvan weerhou word om vet winste te maak om karige salarisse aan te vul nie. Onder die grensboere het die arbeidsgebrek voortgeduur. Xhosas is deur hulle in diens behou en die owerhede kon dit nie stopsit nie.

Teen die vroeë jare twintig is daar in die koloniale Oosgrenssone reeds oor meer as veertig jaar kontakte tussen blanke Boer en Xhosaboer opgebou. Die intiemste kontakte was op die suidelike deel van dié grens. Tussen Trekboer en Bantoe was daar op die noordwes- en die noordgrens in die reël minder kontak. Daar was dit hoofsaaklik deur middel van jagtogte, handelsverkeer en deur die sending.

Dit was die toestand in die Kaapse grensdistrikte toe die *Difaqane* algaande sy uitwerking in dié streke begin openbaar het. As direkte gevolg van die *Difaqane* het daar vanaf ongeveer 1823 'n verandering merkbaar geword. Duisende Nie-Blanke vlugtelinge het nou juis begin beweeg na dele van die koloniale grens waarlangs daar tot dusver min of geen sodanige kontak was nie. Dit het noodwendig 'n belangrike uitwerking op die koloniale grensgemeenskappe gehad.

17. Theal, *R.C.C.*, VII, p. 99 vlg. en p. 171; *ib.*, XX, p. 404; *ib.*, XXIII, pp. 200–201 en 206–209.

18. Robertson, „150 Years", p. 410 en noot 21; Theal, *R.C.C.*, XXIII, pp. 200–201; *C. of Good Hope Literary Gazette*, V, 1, Januarie 1835, pp. 27–29 (J. C. Chase se artikel „The Late Caffre Trade"); *S.A. Almanack and Directory*, 1830, pp. 255–260 (artikel deur „An Economist" onder hoof „Intercourse with the Native Tribes. Origin, progress, and effects of the Caffer Fair"), gedateer Eastern Province, Julie 1829.

Wie was hierdie Swart immigrante, van waar het hulle gekom en waar het hulle hul in die Kolonie gevestig? Wat was die grootte van die groepe waarin hulle die koloniale grens oorgesteek het; en presies hoeveel van hulle het uiteindelik die Kaapkolonie ingestroom? Watter invloed het hulle op die Kaapkolonie gehad? Het hulle 'n rol gespeel in die veroorsaking van die Groot Trek? En wat het uiteindelik van hulle geword?

Weens ons gebrekkige kennis van die verloop van die *Difaqane* en die uitwerking van die *Difaqane* op die Kaapkolonie tot die aanvang van die Groot Trek, kan ons nie altyd helder omlynde antwoorde op hierdie vrae vind nie.[19] In breë trekke word eers 'n oorsig van die aard en omvang van die swart immigrasie as gevolg van die *Difaqane* gegee; daarna word sy tempo en verloop geskets; en vervolgens word die Swart immigrant se rol en mobiliteit in die grensdistrikte ontleed.

Die swart immigrante het elemente van 'n groot verskeidenheid van stamme ingesluit wat deur Shaka se imperialisme oor verskeie jare en in verskillende rigtings in beweging gebring is. Waar dit soms moeilik is om selfs die groter migrerende groepe met sekerheid te identifiseer, is dit onmoontlik om baie van die klein, verbrokkelde eenhede of individue wat 'n toevlug in die Kolonie gesoek het, se herkoms te bepaal. Weens taalmediumprobleme het noodwendig baie misverstande ontstaan: name wat in Kaapse amptelike dokumente opgegee is, lei soms nie tot 'n definitiewe identifikasie nie.[20] Ook onder sendelinge, jagters, handelaars, Trekboere, Griekwas en Korannas, o.a., het heelwat mistastings ontstaan wat 'n kritiese hervertolking van die beskikbare dokumente noodsaak.[21]

Oor die algemeen genome kan ons besluit dat veel meer van die Sothostamme wat in die nabygeleë Transoranje gewoon het, na die Kaapse noordelike en noordoostelike grensdistrikte sou gemigreer het as wat bv. Pedi uit Noordoos-Transvaal hul pad daarheen sou gevind het. 'n Mens sou vermoed dat uitgehongerde en fisiek verswakte emigrante nie die krag sou hê om gevare oor werklike groot afstande te trotseer en lewend in die Kolonie aan te kom nie. Aan die ander kant moet tog in ag geneem word dat toe

19. Vgl. Hoofstuk II. Werk gedoen deur Omer-Cooper, Lye, en Wilson en Thompson, waarna hierbo verwys is, bring ook nie helderheid nie. Uit ongepubliseerde bronne, veral in die relatief onontginde stukke in die Kaapse Staatsargief, word daar gehoop om verdere lig op ons problemekompleks te werp.

20. W. Lye sê in sy „The Distribution of the Sotho peoples after the Difaqane" in Thompson (red.) se *African Societies in Southern Africa*: „The refugees who reached the Colony were usually identified as 'Mantatees', 'Makatees' or 'Goes', the latter being either the San (Boesman) word for Black people or a corruption of the name Hoja, a numerous group of chiefdoms to the west of the Caledon" (p. 202). In voetnoot 37 op p. 203 verklaar hy dat dit drie algemene benaminge was wat vlugtelinge uit die Transoranje sou aangedui het.

21. Vgl. die kontemporêre kaarte, soos dié deur J. Arrowsmith in 1834 en 1836 in Londen gepubliseer, asook J. Wyld se kaart wat in 1839 in Londen die lig gesien het.

Hlubi- en Ngwane-elemente wel uit Noordwes-Natal teen omstreeks 1820 padgegee het, hulle aanvanklik nog in hegte stamverband wes- en suidwaarts beweeg het, en aldus beskermd honderde myle afgelê het. Eers relatief digteby die koloniale grense is hul stamorganisasie met wapengeweld verbrysel. Gevolglik kon Hlubi- en Ngwane-elemente in groepies of as enkelinge direk na die Kolonie immigreer; en ook, nadat hulle hulle tydelik by ander stamme aangesluit het, in nog 'n later stadium die koloniale grense oorsteek. Net voor die vroeë jare twintig het Shaka ontelbare stamme direk of indirek voor sy impies weswaarts oor die Drakensberge en oor die Hoëveld uitgedryf.[22] In die proses is stamme so opgefrommel en gefragmenteer dat elemente later baie moeilik geïdentifiseer kan word.

In die vroeë jare twintig het Shaka die landstreke tussen die Tugela en die Mzimkhulu, en die Drakensberge en die see, suidwaarts ontvolk. Voorheen het sekere Hlubi-elemente daarheen gevlug. Nou snel die massa-migrasie suidweswaarts, oos van die Drakensberge, voort en daar is 'n saampersing van die vroeëre vlugtelinge en die inwoners van hierdie kusstrook. Voortgesette Zoeloe-krygsoperasies in dieselfde rigting dryf 'n Bantoemassa agter die stamme op die Kaapse Oosgrenssone in. Elemente van verbryselde stamme het op hul verdere vlug algaande verarm tot die bedelstaf toe. J. Ayliff en J. Whiteside verduidelik dat toe die vlugtelinge in suidelike Kafferland aangekom het, is aan hulle gevra: ,Wie is julle? Wat wil julle hê?'. Dan antwoord hulle ,Siyam Fenguza, wat beteken ,Ons wil werk hê. Ons besit niks'. „The word, Amamfengu (*sic*, moet wees Mfengu), therefore means 'Hungry people in search of work.' This correctly describes their condition when they first arrived among the Ama-Xosa." Die grenskoloniste het daarvan Fingo's gemaak, en onder hierdie naam sou hulle bekend bly in die Kaapkolonie.[23] Nadat die Fingo's op hul lang vlugtog onder meer met die Bhacas, die Thembus en die Xhosas gebots het, het hulle werk gekry in Thembuland en Gcalekaland, suid van die Basheerivier. Hul sware teenspoed het die Fingo's aangespoor om met knap oorleg besonder hard te werk. As veewagters het hulle uitgemunt, selfs op die landerye was hulle bereid om vrouewerk te verrig, en as handelaars het hul eintlik naam gemaak. Hongerly oor honderde myle het baie neergevel, maar uiteindelik het sowat 35 000 oorlewendes hul onder die stamme agter die Kaapse Oosgrens gevestig. Omdat hulle dit daar (en in besonder onder die Gcalekas) dikwels moeilik gevind het om 'n self-

22. Kyk Hoofstuk II.

23. *History of the Abambo*, pp. 15–16. Vgl. Ayliff se manuskrip „Narrative of Fingo History" in die Ayliff Papers, „Narrative of John Ayliff" (M.S. 15 543 in Cory-biblioteek, Rhodes-Universiteit, Grahamstad); kyk ook „History of the wars producing the Dispersion of the Fingoes", vermoedelik deur John Ayliff, M.S. 1110 in dieselfde argief; en verder M.S. 15 276.

24. *Ib.* Deur latere skrywers word Ayliff en Whiteside, asook ander kontemporêre outeurs,

standige bestaan te herwin, was hul steeds begerig om verder suidweswaarts na die Kaapkolonie te beweeg.[24]

In die breë was daar dus twee rigtings waarlangs Swart immigrante na die Kaapkolonie gekom het: deur die grotendeels ontvolkte Transoranje en die digbewoonde Xhosaland. Die eerste rigting oor die Hoëveld het die immigrante feitlik uitsluitlik na die Kaapse noordelike en noordoostelike distrikte gebring; laasgenoemde rigting het hulle hoofsaaklik deur kusvlaktes na die suidelike Oosgrensdistrikte gelei. Dit het nie noodwendig beteken dat hierdie immigrante hulle in dieselfde landstreek waar hulle die grens oorgesteek het, sou vestig nie. Soms is hulle deur amptenare ver weg verskuif om in werk geplaas te word; en baie kere het hulle self lang afstande afgelê om in verskillende grensdistrikte 'n beter bestaan te probeer vind.[25]

Die kern van die saak was dat 'n baie hoë persentasie van dié immigrante hulpbehoewendes was wat voedsel, huisvesting en, boweal, veiligheid en sekuriteit binnekant die koloniale grense kom soek het. Hulle was in die reël welkom in klein verbrokkelde eenhede van hoogstens 'n aantal gesinne tesame. Sodra hulle in groepe van sê 'n paar honderd die grens oorgesteek het, was daar bes moontlik 'n kiem van 'n stamorganisasie onder 'n leier aanwesig; en dan kon grensboere en amptenare daarin 'n bedreiging vir hul onrustige grensstreek sien. Sulke groot, weerbare groepe het ook gewoonlik heelwat wapens en beeste saamgebring. Hulle sou nie net as 'n bedreiging vir die veiligheid van die wydverspreide Boere beskou word nie, maar tewens vir hulle weiveld. Dié soort groter eenhede kon net nie deur die tradisionele koloniale grensbeleid aanvaar word nie; en is òf gedwing om die Kolonie te verlaat òf om in hanteerbaarder en minder gevaarlike eenhede op te breek. Wanneer die immigrantestroom egter so gevloei het dat gewapende eenhede van sê 20 of 50 in die Kolonie begin ronddwaal het, het dit beslis die onrus in die grensdistrikte aansienlik verhoog. Die fyn balans waarin die Kaapse grensdistrikte in die dekade voor die Groot Trek verkeer het, is nu verstoor deur die groterige groepe immigrante wat nie maklik as arbeiders geabsorbeer kon word, nie maklik deur die grensboere gehanteer kon word, en ook nie maklik deur die swak grenswagte opgespoor kon word nie. Dit was 'n nuwe element wat onrus gevaarlik verhoog het. Juis toe die Hottentotte en Gekleurdes op groot skaal landlopers geword het, talle Xhosas reeds in die grenssones aanwesig was, en die slawe wat teen 1834 as ingeboekte arbeiders met die vooruitsig om kort daarna volkome vrygestel te word, ook minder beheerbaar geword

se siening dat die Fingo's as slawe behandel is, betwis. Vgl. bv., benewens W. en T., *O.H.S.A.*, I, p. 249, 'n ongedateerde brief aan die redakteur deur T. M. Makiwane getitled „The Fingo Slavery Myth", in *The South African Outlook*, 2 Sept. 1935, pp. 195–196.

25. Weens 'n gebrek aan skriftelike bronne is presiese, gedetailleerde gegewens nie beskikbaar nie.

het – toe was dit dat die swart immigrasiestroom 'n nuwe storing gebring het wat grensonrus verder verhoog het.[26]

In die kontemporêre, amptelike dokumente lees ons dat „Mantatees", „Mankatees", „Goes", Betsjoeanas, Fingo's, Barolongs, Korannas en andere hulle in die grensdistrikte gevestig het.[27] Grensprobleme wat reeds moeilik was, is deur hul teenwoordigheid in hierdie jare verder gekompliseer. Omdat hulle gewoonlik hulpbehoewend was, moes hulle dringend voedsel vind. Omdat hulle baar was en dikwels te veel tegelyk en onverwags aangekom het, omdat hulle arbeiderstatus as vreemde besoekers nie duidelik was nie, en omdat hulle dikwels nie tot werk bereid was nie, of met mense in die Kolonie nie kon kommunikeer nie – om al dié redes kon hulle nie geredelik deur die grensboere in diens geneem word nie. Misverstande het voorgekom en sommiges het geprobeer om deur veediefstalle spoedig besittings te bekom. Hul blote teenwoordigheid sou onrus en onsekerheid daar verskerp. Terwyl daar reeds aansienlike wrywing tussen Blank en Nie-Blank in die Kolonie was, het die instroming van splinternuwe immigrante grensboerontevredenheid verhoog. Nog voordat die Groot Trek begin ontplooi het, was daar dus reeds 'n tydlank 'n radikale verandering van vestigingspatrone in Suidelike Afrika aan die gang. Terwyl Blanke Trekboere na die Transoranje voortbeweeg het, het die reste van talle Bantoestamme in brokkies en stukkies (maar tog in hul duisende) in die Kolonie ingesypel. Die Groot Trek sou verder meehelp om hierdie tendens dat rasse in nuwe patrone saamwoon, grootliks te aksentueer en te versnel.[28]

Teen die aanvang van die Groot Trek, en nadat nog sowat 17 000 Fingo's in die koloniale grensgemeenskap opgeneem was, het ons dus 'n baie betekenisvolle toevoeging tot die swart bevolking in die Kaapkolonie gehad. Juis omdat dit in die dunbevolkte oostelike en noordoostelike grensdistrikte

26. Net soos later met die Groot Trek gebeur het, was die Britse koloniale owerhede ook nie in staat om hierdie ekstraterritoriale verskynsel wat onverwags op die Kaapkolonie ingewerk het, doeltreffend te hanteer nie. Basies was die probleem ook dat die besparingsoorweging die Britse owerheid daarvan weerhou het om geld in die afgeleë binnelande van Suid-Afrika te spandeer. Kyk Hoofstuk V.

27. Vgl. o.a. C.O. 2742: no. 52, McRosty, „Clerk of the Peace", Albanie, aan Waarn. regeringsekr., 18 Julie 1833, met bylae; C.O. 2749: no. 126, Burnett, „Clerk of the Peace", Somerset, aan regeringsekr. Bell, 15 Okt. 1834, met bylae; landdros McKay aan regeringsekr., Somerset, 23 Des. 1826, in Bourke Papers, Mikrofilm ZR 1/3/11 in K.A.; Theal, *R.C.C.*, XXII, pp. 419–420 en XXIV, pp. 293–299.

28. Uit die plaaslike korrespondensie in die Oosgrensdistrikte blyk baie duidelik hoe veldkornette en gewone boere die vlugtelinge moes voed, alhoewel dit 'n swaar las geword het. Om menslikheidsredes is kos gegee en ook om praktiese redes: anders sou kos eenvoudig geneem word. Kyk Somerset-Oos 8/99: Private Individuals Letts., 1829–1831, veldkornet S. J. van Wyk aan Res.-Magistraat, Tarka, 6 Jan. 1829 (ongenommer); Ay 9/6: no. 80, Siviele Kommissaris van Albanie en Somerset aan kolonel Bell, 5 Des. 1828, pp. 142–143; L.G. 3: Van Ryneveld aan Stockenstrom, Graaff-Reinet, 4 Nov. 1830, pp. 137–139.

geskied het, was die invloed des te groter. Onder die persoonlike getuienisse wat later aangehaal word oor die veroorsaking van die Groot Trek, word herhaaldelik verwysings aangetref na die griewende teenwoordigheid van die swart immigrante.[29]

Die Britse koloniale administrasie met sy beleidvormende liggame en persone word deur 'n nuwe verskynsel onverhoeds oorval. Die ontwerp van 'n praktiese grensbeleid is reeds uitermate moeilik: nou word dit bykans onmoontlik gemaak deur 'n skielike, massiewe swart immigrasie. Waar die Britse owerheid reeds nie oor voldoende administratiewe masjinerie beskik nie (of oor die nodige fondse om dit te skep) om die grensdistrikte behoorlik te administreer, ruk die situasie op die platteland van die grensdistrikte eenvoudig hand-uit.[30]

Een beproefde manier wat 'n gedeelte van die swart immigrante 'n heenkome besorg het, was om hulle in grensdorpe te vestig waar lokasies ook spoedig vir hulle gestig is. 'n Aantal nuwe grensdorpe is juis nou aangelê, en hulle het snel ontwikkel. In die ontluiking van die grensdorp in 'n vername grensfaktor het sy Nie-Blanke inwoners 'n besondere rol gespeel. Verskeie oorwegings het tot die aanlê van die lokasies bygedra. Die swart immigrante kon op die platteland duidelik nie as bron van verhoogde onrus gelaat word nie. Om menslikheidsoorwegings sou die Britse owerheid hulle nie maklik weer die koloniale grense probeer oorjaag na hul moontlike dood nie. Die nuwe grensdorpe met hul groeiende bevolking het steeds meer arbeiders nodig gekry. Daarby het die talle kerk- en sendinggenootskappe die geleenthede verwelkom om onder die gunstige omstandighede die Nie-Blanke immigrante te bearbei. Naas die kersteningsmotief is in sekere kringe die verpligting gevoel om Bantoe-onderwys in die lokasies en op die sendingstasies te bevorder. Behalwe algemene opvoedkundige oorwegings, kan ook die motief om Hollands hier as taalmedium deur Engels te begin vervang, onderskei word. Tolke en onderwysers kon opgelei word om in Engelsmedium uit 'n groot verskeidenheid van tot nog toe swakbekende Bantoetale met talle mensegroepe in Suidelike Afrika beter te kommunikeer.[31]

Mettertyd, met die herstel van sekuriteit in die noorde en noordooste, het sommige swart immigrante na hul streke van herkoms probeer terugkeer. Namate Moshesh sy Basoetoryk stewiger opgebou het, het 'n hele aantal ook daarin geslaag om met hul nuutverdiende vee, perde en vuurwapens daarheen te emigreer.[32] Ander swart immigrante soos die Fingo's het die lewe in

29. Vgl. Hoofstukke V en VI.
30. Op die vooraand van die Groot Trek was die administrasie van die grensdistrikte op die rand van induiestorting: daartoe het die Swart immigrante bygedra. Kyk ook verder in hierdie hoofstuk.
31. Vir die ontstaan van die grensdorp raadpleeg Hoofstuk IV.
32. Vgl. o.a. W. Lye se „The distribution of the Sotho peoples after the Difaqane" in Thompson (red.), *African Societies in Southern Africa*, pp. 203–205.

die koloniale grensdistrikte so aantreklik en lonend gevind in vergelyking met hul vroeëre lang, smartryke migrasieweg, dat min van hulle weer sou wou koers kry na hul verre tuistes. Die Fingo's het aangebly in die Kaapkolonie, waar hulle in 'n vername ekonomiese faktor ontwikkel het en hulle op groot skaal in die reeks Kaapse Oosgrensoorloë wat gevolg het, aan die kant van die Blanke grensgemeenskap geskaar het.[33]

Teen ongeveer 1823 kry ons amptelike rapporte dat die eerste swart immigrante die distrik Graaff-Reinet bereik het. Melvill, die Britse agent sedert 1822 te Griekwastad, het teen die middel van dié jaar dertien „Mantatee" (so genoem na die vroue-aanvoerder MaNthatisi) vrouevlugtelinge van die dood gered, en die beste oplossing wat van owerheidsweë bedink kon word, was om hulle vir sewe jaar onder ordentlike en mensliewende persone in die *dorp* Graaff-Reinet in te boek. Die Goewerneur deel nou die landdros van Graaff-Reinet mee dat hy „does not however wish to encourage the bringing into the Colony, Persons of this description . . . „ but when circumstances such as the present render it expedient, and indeed almost compulsory to receive them", dan moet verdere gevalle op soortgelyke wyse gehanteer word.[34] Naas hierdie baie beperkte invloei van vroue-immigrante wat in 'n grensdorp gevestig kan word, het daar bes moontlik in dieselfde tyd, onopgemerk van ampsweë, nog ander immigrante in die noordoostelike grensstreke onder die Boere opgedaag. Weens die arbeidstekort sou hulle stilweg verwelkom word.

In die *South African Commercial Advertiser* van 7 Januarie 1824 word berig dat die sendeling Moffat kort tevore in Kaapstad met 'n aantal Swart immigrante aangekom het. Daar word vertel hoe die Betsjoeanas en Griekwas met die advies van Moffat hulle voorberei het om teen 'n kolossale horde „Mantatees" van sowat 100 000 te veg. Wilde gerugte wat oor hulle versprei word, word gegee. Daar word meegedeel dat Moffat heelwat kan vertel van „the Mantatees during their turbulent revolution, and the countries they have destroyed; leaving us still in surprise and astonishment at such a wonderful eruption, which may be compared with that of the Goths and Vandals of old, that poured down upon Europe in countless numbers!" Aangesien geen volwasse mans hulle wou oorgee nie, kon Moffat slegs vyf vroue en 'n seun saambring.[35]

Uit 'n missive deur lord Charles Somerset aan graaf Bathurst vroeg in 1825 blyk dit dat verdere swart immigrante intussen in die distrik Graaff-Reinet begin rondswerf het. Nadat die Griekwas die massa-aanval van die „Mantatees" die vorige jaar afgeslaan het, sê Somerset, het die groot getalle uitgehongerde vroue en kinders wat agtergebly het, die Britse owerheid deur

33. Ayliff en Whiteside, *History of the Abambo* en M.S. 15 543, M.S. 15 276 en M.S. 1110 in die Cory-bibl., R.U. Daar het heelwat kontemporêre afbeeldinge bewaar gebly van Fingo's doenig in die Oosgrensdistrikte of aan die veg in grensoorloë. Kyk Kennedy, *Catalogue of Pictures in the Africana Museum*, V, p. 174.

34. Brief van Koloniale Sekr., 27 Aug. 1823, Theal, *R.C.C.*, XVI, pp. 223–224.

35. *R.C.C.*, XVI, pp. 497–505 (aanhaling op p. 505).

hul omswerwinge in ernstige verleentheid gebring. Die Goewerneur het beveel dat hulle by Britse Setlaars in die distrik Albanie ingeboek moet word „for Terms (none exceeding Seven years) according to their ages, under very strict conditions as to good treatment, etc."

„I have decided," verklaar Somerset verder, „upon this measure as the best means of disposing of these unfortunate beings, because the British Settlers are prohibited from employing Slaves, which renders it impossible that any of them can merge into that state or be substituted for them.

„I have directed a Register of these persons be kept, and will not allow any transfer without the authority of the Magistrate, and a previous Enregisterment thereof; and I trust your Lordship will approve of this measure."[36]

Vier maande later skryf Somerset aan die Britse Staatsekretaris dat „the influx of these Savages has however of late encreased to a considerable amount, and within the last few months upwards of Three Hundred either Mantatees or Goes, have taken refuge in the Graaff-Reinet and Somerset districts, in a state of dreadful want and emaciation, in some cases too revolting to humanity to describe . . ." Die Goewerneur se vorige reëlings word nou gewysig sodat al hierdie vlugtelinge nie meer na Albanie gestuur hoef te word nie, maar Afrikanerboere (wat geen slawe besit nie) in die distrikte Graaff-Reinet en Somerset nou ook toegelaat word om sommige in diens te neem. Lord Charles Somerset is besonder gretig om Bathurst se instruksies te kry oor die toekomstige beleid wat teenoor die vlugtelinge gevolg moet word „should they continue, as I have little doubt they will do, to seek refuge in this Colony."[37]

Met die aangroei van die immigrasiestroom word die Bantoe oor meer distrikte versprei. 'n Hele reeks regulasies word uitgevaardig om hulle behoorlik te beskerm teen moontlike uitbuiting en mishandeling deur hul meesters. Vir kleding, opleiding en lone word voorsiening gemaak. Uit landdros Stockenstrom se persoonlike ervaring blyk dit dat weens gebrek aan tolke moeilik met hulle gekommunikeer kon word. In skrille teëstelling met hul behandeling onder die Griekwas en Korannas in die noorde, vind Stockenstrom dat die immigrante in die Kolonie goed behandel word. Op hul omswerwinge is baie families verbrokkel. 'n Spesiale vergunning word nou getref om hul gesinsverband te herstel. Hul meesters moet hulle toelaat om om daardie rede weer hul diens te verlaat. Die groot mobiliteit van die immigrante – ook tussen distrikte – maak dit vir veldkornette onmoontlik om juiste lyste saam te stel. Aangesien dit nie verwag kan word dat baie van die immigrante ooit weer by hul eie stamme buitekant die Kolonie sal uitkom nie, moet hulle as vaste inwoners van die Kolonie aanvaar word. Koloniale fondse moet voorsien word vir hul onderhoud en vervoer. Indien die immigrante daartoe instem, kan

36. Brief gedateer 31 Maart 1825, *R.C.C.*, XX, pp. 405–406.

37. Brief gedateer 30 Julie 1825, *R.C.C.*, XXII, pp. 419–420. Kyk verder Somerset-Oos 8/88: Field Cornets Letts., 1825–1828, no. 83, veldkornet A. Pretorius aan landdros MacKay, 19 Junie 1825 (ongenommer).

hulle by meesters wat nie slawe besit nie, in diens tree, op voorwaarde o.a. dat elkeen 'n naam kry wat in 'n register aangeteken moet word, tesame met 'n behoorlike beskrywing van sy voorkoms, ouderdom en geslag. Die immigrante wat nie so in diens geplaas kan word nie, moet weer na die landdros van Albanie deurgestuur word.[38]

Twee jaar nadat die eerste swart immigrante amptelike aandag geniet, word die koloniale en imperiale Britse owerhede dus reeds gekonfronteer met die basiese probleem wat die instroming meebring. 'n Steeds toenemende aantal Swart immigrante (en in heeltemal onvoorspelbare getalle) kom die Kolonie van sy noordelike grense in en word onder 'n nuut ontwerpte stel regulasies in die noordoostelike en oostelike grensdistrikte versprei onder gekeurde meesters, en wel tot in Albanie in die verre suide. Ofskoon die Britse owerheid onseker voel oor die finansiële en verdedigingsimplikasies van die nuwe verantwoordelikheid wat hulle daarmee aanvaar, het hulle weens humanitêre en arbeidsoorwegings geen keuse nie.[39] Tot dusver is die getalle nog hanteerbaar. Die fondse vir hul vestiging kan nog gevind word. Dit is eweneens reeds duidelik dat, as die immigrante na duisende aangroei, en ook uit die noordooste en oor die lang Oosgrens instroom, daar ernstige grens- en administratiewe probleme sal opduik. Daar was 'n verdere gevaar. Wanneer immigrerende mensemassas tussen die Drakensberge en die see agter die digbevolkte Xhosaland deur Shaka vasgedruk word, kon dit sulke beroeringe veroorsaak dat die hele sekuriteit van die reeds moeilik verdedigbare Oosgrenssone in gevaar gestel kon word. Die opbou van 'n militêre weerbaarheid teen so 'n bedreiging en die pasifikasiebeleid wat daarop sou moes volg, kon enorme uitgawes meebring. In die dunbevolkte noorde was Britse militêre optrede nie nodig nie: 'n verstandige sendeling en 'n agent kon die situasie hanteer. In Xhosaland en sy aangrensende streke, daarenteen, kon die toestand nie toegelaat word om self te ontwikkel nie. Indien die swart Napoleon 100 000 vlugtelinge oorkant sy digbevolkte suidwesgrens op die Xhosa en hul bure sou afdryf, kon die enorme druk op die Kaapse Oosgrenssone 'n katastrofe daarheen bring. Die situasie moes sorgvuldig dopgehou word. Fyn beplanning moes geskied, ook in oorleg met die Xhosahoofde en hul naburige kapteins.[40]

38. Drie bylaes by pas vermelde brief, *op. cit.*, pp. 420–426. Vgl. ook *R.C.C.*, XXIV, pp. 293–299, waar benewens „Mantatees" en „Goes" ook „Toro" vermeld word.

39. Vir Bathurst se goedkeuring van Somerset se eerste stappe kyk Bathurst se missive aan Somerset, 20 Aug. 1825 in *R.C.C.*, XXII, p. 499. Teen 3 Desember 1825 keur Bathurst Somerset se latere stappe ook goed, met die voorbehoud: „I do not think that it would be expedient to receive large bodies of them, as this could not fail to have the effect of inviting other Savage Tribes to follow their example" (*R.C.C.*, XXIV, p. 53).

40. Vir 'n algemene ontleding van die faktore in die Britse beleid teenoor die Kaapkolonie in hierdie jare vgl. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 31–59. Die besparingsveldtog wat Bathurst Somerset aangesê het om aan die Kaap deur te voer, word op p. 34 vlg. geskets.

In Mei 1825 is 'n patrollie na Thembuland (destyds Tamboekieland genoem) gestuur om meer oor 'n invallende horde vlugtelinge (daar bv. bekend as „Ficani", „Fecani" of „Infacani", wat „leër" of „kommando" beteken)[41] uit te vind. Daar word verneem dat die Swart immigrante, wat baie ver uit die noorde kom, sowat twee jaar tevore die eerste keer verskyn het. Nadat hulle teruggeslaan was deur 'n Xhosa-koalisie, het hulle in hul verdere weswaartse beweging die Thembus (in navolging van die Hottentotte „Tamboekies" genoem) heeltemal oorrompel en uit hul ou tuiste oorkant die Kei verdryf. Talle Thembus is gedood en hulle het min vee oor. Omdat die Thembus voel dat hulle glad nie meer bestand is teen die invallers se verrassingsaanvalle nie, soek hulle elders 'n heenkome. Sommige van die Swart immigrante woon self reeds ver weswaarts onder die Xhosa digby Fort Willshire. Die immigrante vertel dat hulle deur 'n sterker stam anderkant hulle, wat hulle geplunder het, verplig word om self te plunder om 'n bestaan te maak. Luitenant W. H. Rogers rapporteer: „They never rear Cattle, nor sow Corn, but slaughter and devour as long as what they have lasts and then proceed to plunder again. Their wives and children accompany them as well as all that they possess; . . ."[42] 'n Thembuhoof wat deur hulle verdryf is, sê dat sy volgelinge dit nie meer in hul volgepakte skuilplekke kan uithou nie, „and must either come into the Colony or move to the Eastward and get among T'Sambie and Hinza's Kaffers, for the plain between the Chumie and Keiskamma Mountains, and the Country they now are in is so elevated and cold as well as destitute of wood, that they cannot live upon it. Several of them have died there of late, when returning from hunting about the Koonappe and Cat Rivers."[43] Rogers voeg by dat, indien die Thembus die swak landstreek verlaat, „there will be no people between the Inficani and the Chumie. The distance across the plain will take them about 1½ days to travel, and by coming this route they can enter the Colony, without being opposed by, or their approach even known to the Kaffers, as to opposing them I don't think the Kaffers judging from the anxiety I observed displayed by them respecting these people, . . . would make any great attempt of the sort, but would rather fly into the Colony for protection. They relate that the Ficani amongst them express it to be their Countrymen's determination to come and see the white men with whom they wish to try their strength." Die „Kaffers" (die Xhosas) is ook baie onrustig en verleen hul samewerking aan die Britte.[44]

Die bekende skrywer en digter Thomas Pringle rapporteer nog in Mei verdere inligting oor die swart immigrante. Dat hulle direk of indirek 'n be-

41. *History of Matiwane*, p. 235. M. Wilson vertaal dit as „marauders" (*O.H.S.A.*, I, p. 249).

42. *R.C.C.*, XXII, pp. 427–429 (aanhaling uit luitenant Rogers aan majoor Forbes, bevelvoerende offisier op die Oosgrens, 27 Mei 1825, p. 429).

43. *Ib.*, p. 430.

44. *Ib.*, pp. 430–431.

sonder ernstige bedreiging vir die Kolonie inhou, beklemtoon hy; want hulle het twee maande tevore die gekombineerde magte van die Thembu-opperhoof en Hintza bloedig verslaan by die Hangklipberg, slegs sowat agt uur te perd van Baviaansrivier, waar Pringle se groep Setlaars woon. Hoewel die Swart immigrante hoofsaaklik oorkant die Wit-Kei gevestig is, gaan hulle dikwels op rooftogte uit en val Bantoekrale skielik in die dag en in die nag aan. Hulle roof nie alleen vee en graan nie, „but massacre all who fall into their hands, men, women and children, that they are armed with a hooked weapon fixed on the end of a pole, and also with a Stabbing Weapon like a short assagay or spear. That they attack with exceeding boldness and fury, rushing on to close combat, through the showers of assagays which the Kaffer warriors poured in upon them, and that they are so swift of foot and so formidable from their numbers and ferocity, that the Kaffer Tribes now consider themselves quite unequal to engage with them." Die Thembu-hoofde T'Quassa en Pawana het gewaarsku „that unless they speedily obtained Military aid from the English Government they must on the first advance of the Marauders cross the Frontier line and fly into the Colony for their lives".[45]

Uit allerhande gerugte kon nie duidelikheid oor die Swart immigrante se identiteit verkry word nie. Pringle sluit sy brief af deur te sê „that about 20 of this Tribe made a predatory incursion into the Colony six or eight months ago, and were pursued and slain by a Commando from the Tarka". Sy posisie is heeltemal oop vir 'n aanval van anderkant die Winterberg. Hy vra dus beskerming.[46]

Lord Charles Somerset laat dit in Junie oor aan majoor Forbes, bevelvoerende offisier op die Oosgrens, om volgens sy diskresie die grensverdediging te beplan. Die goewerneur meen „that there appears a great want of exertion and spirit amongst the Caffers (d.w.s. die Xhosas) under the Impression that they will be defended by his Majesty's Troops, it is of importance therefore that they should be roused from their Apathy by being assured that their safety must depend on their own exertions".[47] Om verstaanbare redes is die goewerneur duidelik nog baie huiwerig om in die stryd tussen die Swart immigrante en die stamme agter die Kaapse Oosgrens betrokke te raak. Hy besef egter dat daar 'n baie sterk Swart drang suidweswaarts is. Laat in 1824 het trouens 'n kommando uit die Tarka reeds sowat 20 van die vreemde immigran-

45. *Ib.*, T. Pringle aan kaptein Massey, 29 Mei 1825, pp. 431–432 (aanhaling op p. 432).
46. *Ib.*, p. 433. Vgl. ook T. Pringle se *Narrative of a Residence in South Africa*, Kaapstad, 1966, p. 220 vlg. en kaart teenoor titelblad.
47. *Ib.*, C. A. FitzRoy, Militêre Sekretaris, aan majoor Forbes, 9 Junie 1825, p. 434.
48. Vgl. *ib.*, pp. 427–428.
49. N. J. van Warmelo, wat benewens mondelinge tradisie van die Bantoe ook Kaapse argiefstukke geraadpleeg het, skryf al die woelinge agter die Kaapse Oosgrenssone tydens 1825–1828 toe aan die Ngwane onder Matiwane (*History of Matiwane*, p. 235 vlg.). M. Wilson gun Matiwane skynbaar geen rol in haar oorsig van die Kaapse Oosgrens (hoofsaaklik gebaseer op gedrukte bronne en veldwerk) nie, en skryf die

te binnekant die Kolonie agtervolg en gedood. Die Swart voorhoede het dus reeds oor die sentrale gedeelte van die Oosgrens begin rol. Binnekort moet „Ficani", Thembu, Xhosa en ander Swartes die Blanke grenssone verder binnedring. Die vraag was nou: moes in Thembuland en Xhosaland wal gegooi word, of moes gewag word totdat die Blanke Oosgrenssone self oorstroom word?[48]

Tydelike verligting is gebring deur die onvoorspelbaarheid van die invallers, wat ook soms terug of weg beweeg en na 'n tyd weer rowerbendes uitgestuur het. Baie wilde gerugte het die spanning op die grense periodiek verhoog. Onder hierdie omstandighede het ons te doen met 'n gebrek aan betroubare kontemporêre skriftelike bronne en deel ons vandag nog in 'n mate die verwarring wat destyds oor die identiteit en bewegings van hierdie swart immigrante geheers het.[49] Wat wel vas staan, is dat hulle swart immigrante was uit verre Zoeloeland en Natal met 'n doeltreffende wyse van oorlogvoering, en wie ook al die aanvoerders en wat ook al die bewegings van die groot georganiseerde groepe was, sou hierdie nuwe elemente in die latere jare twintig in verbrokkelde eenhede in die Kaapse Oosgrenssone bly insypel. Mettertyd sou hulle getalle daar so toeneem dat die Britse grensbeleid hersien moes word. Aan die positiewe kant kon hulle broodnodige arbeid voorsien; aan die negatiewe kant kon hulle die onrusgevoel onder die grensboere laat aangroei. Klein gesinsgroepe en enkelinge kon ingeburger raak; maar groterige, gewapende, swerwende bendes kon die grensboergemeenskap terroriseer.

Net na die helfte van 1827 verskyn vreemde invallers weer naby die land van die Thembus, wat vreesbevange oor die Kei stroom, die distrik Somerset in, om Blanke beskerming. Onder kaptein Pawana kom ongeveer 3 000 Thembus met 10 000 tot 12 000 beeste aan. 'n Ander groot gedeelte van hulle het weer na die Xhosas gevlug. Landdros W. M. MacKay van Somerset, wat met 'n verkenningsmag die invallers gaan opspoor het in Thembuland, word byna vasgekeer deur 'n oormag van sowat 7 000 man en ontsnap met moeite. Hy verneem egter van 'n vlugteling dat die invallers bestaan uit twee stamme, „Masotu" en „Manguana", onder twee groot kapteins, Maketa en Mattuana. Nadat hulle teen baie stamme geveg het en net teen Shaka verloor het, en toe ook hulle vee verloor het, soek hulle nou Thembu-vee. Wie ook

vroeëre woeling minstens tot 1825 toe aan die Mfengu, wat sy as vlugtelinge tipeer meestal van die Hlubi-, Bhele- en Zizi-hoofskappe in Natal, wat reeds sedert ongeveer 1822 in Xhosaland sou begin aankom het (*O.H.S.A.*, I., p. 249). Wat die probleem verder bemoeilik, is dat die Ngwane (wat oorspronklik tussen die Bo-Pongolo- en Buffelsrivier gewoon het) en die Hlubi, Bhele en Zizi (wat oorspronklik langs die bolope van die Tugela gevestig was) min of meer dieselfde tyd begin migreer het, met mekaar gebots het, en ook vermeng geraak het. Terwyl die Ngwane en dele van die Hlubi suidweswaarts oor die Hoëveld beweeg het, het die Bhele, Zizi en ander dele van die Hlubi oos van die Drakensberge beweeg. Later was daar verdere vermenging. Vgl. o.a. Kaart 3 op p. 77 van *O.H.S.A.*, I, en die kaart agter in A. T. Bryant, *Olden Times in Zululand.*

al die eersgenoemde stam en kaptein is, die tweede is duidelik die Ngwane onder Matiwane, wat nou nog oorkant die Oranjerivier gevestig is.

Ook in die Blanke grenssone is groot onrus veroorsaak. Die veldkornette van sekere wyke moes dringend aangesê word om sekere regeringsgrond tot die beskikking van die Thembus te stel. Die landdros moes besluit of die Thembus werklik rede gehad het om so te vlug (en dus hulp verdien) en of hulle met eie gesamentlike kragte self die gevaar kon afgeweer het; in welke geval hulle aangesê moes word om dadelik die Kolonie te verlaat en nie weer so iets te onderneem nie. Weens gebrek aan betroubare inligting was dit uiters moeilik om vir eers die presiese feite vas te stel waarop oordele gevel kon word. Soos die landdros self ondervind het, was verkenning gevaarlik.[50] Oor die ou basiese probleem het luitenant-goewerneur Bourke hom op 15 Oktober 1827 aan burggraaf Goderich soos volg uitgelaat: „The presence of so large a body of the Tambookies (d.w.s. Thembus) with their cattle upon the frontiers of Somerset, where the pasturage is hardly sufficient for the flocks of the inhabitants, was exceedingly embarrassing. The Tambookies having always been upon terms of friendly intercourse with the Colonists, it would have been inhuman to have forced them back upon the spears of their enemies. It would further have been very disadvantageous to the Colony to have allowed a powerful and warlike tribe to supplant on our immediate Frontier, a quiet, inoffensive, friendly race." Die Luitenant-goewerneur-in-rade het dus besluit dat die „Tamboekies" in hul eie land herstel moes word, indien moontlik deur onderhandeling met die invallers, of anders met die wapen.[51]

Nadat die nodige bevele uitgereik was, het sulke verdere onrusbarende inligting Bourke bereik oor die toestand van die Somerset-grens, dat hy homself na Grahamstad gehaas het. Daar verneem die luitenant-goewerneur dat die invallers, na die saai van verwoesting in Thembuland en in een Xhosadorp digby 'n sendingstasie op die Chumie, terug is na hul vorige woonplek. Patrollies kon hulle nie meer opspoor nie. Bourke doen nou sy bes om die grens te pasifiseer. Hy spoor die Xhosakapteins aan om in die toekoms self hul eie land te verdedig en oorreed Pawana met moeite om uit Somerset na Thembuland terug te keer. Bourke wys Goderich daarop dat sy troepe veels te min is om so 'n uitgestrekte grens te verdedig en dat hy verplig is om op die kommandostelsel terug te val. Hy waarsku „that the frequent recurrence of such events is by no means improbable". „The Interior of Africa," besef hy, „at no great distance from this Settlement, appears to be in a state of great commotion, and for some years past various powerful tribes have been pressing to the southward, driving the weaker ones before them, from whom many fugitives, under different appellations, have obtained refuge in the Colony." Nog nooit tevore egter het van die stamme op hul onmiddellike grens die Kolonie om beskerming binnegevlug nie. „Their presence in considerable num-

50. *R.C.C.*, XXXIV, pp. 18–19 en 453–469.
51. *Ib.*, pp. 18–19.

bers," gaan hy voort, „would be a serious evil to the inhabitants upon whose farms they would first place themselves, and there are now very few vacant spots of Government land capable of sustaining man or beast, to which they might be removed."[52] Hy glo dat dit nou die beste Britse beleid is om die „Caffres" (Xhosas) te help om hulself in hul eie land te handhaaf. Sonder om hom in interne Bantoetwiste in te meng, glo hy dat die maklikste en goedkoopste metode is om met betreklik klein gewapende magte die Xhosas en Thembus in hul land te ondersteun wanneer hulle werklik hulp nodig het. 'n Veroweraar, „Chaca", het hulle reeds gedreig met 'n aanval deur sy gedissiplineerde, sterk krygsmagte. Die Luitenant-goewerneur weet dat die Imperiale regering nie oorkant sy koloniale grense in Bantoewoelinge ingetrek wil raak nie. Hy speel dus sy troefkaart: hy verlang Goderich se instruksies „as to what measures His Majesty's Government would desire to adopt in the probable event of the Border Tribes being forced to take refuge en masse within the Colony."[53]

Die gebied oorkant die Kaapse Oosgrens het skaars tot relatiewe rus gekom toe die kwaaiste bedreiging in jare hom tref. Teen die helfte van 1828 het die grootste veroweraar van die *Difaqane* en een van sy mees vasberade en sterkste slagoffers byna gelyktydig die Mpondo's en die Thembus aangeval. Shaka het self tot by die Mzimkhulurivier saamgegaan en van daar twee impies verder gestuur. Die eerste moes kuslangs die Mpondo's en hul westelike bure aanval, en die tweede moes langs 'n binnelandse roete die Bhacas en ander vlugtelinge uit Natal bedreig. Spesifieke instruksies is deur Shaka aan sy bevelvoerders gegee dat hulle nie te naby aan die Kaapse Oosgrens moes gaan nie. Matiwane het juis in dieselfde wintermaande weer sy Ngwane-hordes na die Thembus gestuur om hul so suksesvolle beesrooftogte van die vorige jaar te hervat. Agter die Kaapse Oosgrenssone het dit gegis en gekook. Gerugte van verdere woelinge is wyd en syd versprei.

Na aanleiding van sy vorige ervaring en beleidsbepalinge het die koloniale owerheid besluit om met 'n werklike sterk mag, bestaande uit vaste troepe, burgerkommando's en Bantoe-krygers, die vuur net daar dood te slaan. Die eerste stap was egter om met Shaka te beraadslaag. Met hierdie doel het majoor Dundas in Julie 1828 met 'n klein geselskap na Mpondoland gegaan. Shaka was reeds weg, en op sy pad terug help 'n Thembumag Dundas om 'n

52. *Ib.*, pp. 20–22 (aanhaling op p. 20). Vgl. ook *ib.*, XXXIII, pp. 454–455. Opmerklik is die onkunde van die Britse owerhede oor Shaka. Minder as 'n jaar voor die dood van die Swart Napoleon van Afrika, toe die Zoeloe-koning reeds die toppunt van sy mag bereik het, skryf Bourke nog aan Goderich op 15 Okt. 1827, dat Shaka, wie se gebied van Port Natal tot die 25ste oosbreedtegraad (*sic*) strek, „appears likely to become a great Conqueror". (Kyk *R.R.C.*, XXXIV, p. 21). Op 14 Julie 1828 skryf majoor Dundas nog vanaf die Basheerivier aan kolonel Somerset dat Shaka deur 'n sterker volk uit sy eie land verdryf is en so verplig is om 'n swerwende lewe te lei. Hy het 'n blote plunderaar geword (kyk Van Warmelo, *History of Matiwane*, p. 238).

53. *Ib.*, pp. 19–21 (aanhaling op p. 21); *ib.*, XXXIII, pp. 443–444.

groep Ngwane (wat hy vir Zoeloes aansien) teen die end van Julie te verslaan. Later sluit hy hom by kolonel Somerset se hoofmag aan, wat aan die Mthatharivier by Mbholompo die groot slag teen die Ngwane lewer, weer in die waan dat hy met die Zoeloes slaags is. Op 27 Augustus 1828, bygestaan deur sowat 26 000 Xhosa-, Thembu- en Mpondo-krygers, verslaan hy sowat 20 000 van Matiwane se horde, wat met vroue, kinders en tienduisende gebuite beeste besig is om op te ruk. Die Ngwanekrygers veg vasberade, maar is glad nie bestand teen gewere en kanonne nie. Matiwane se horde word verpletterend verslaan en begin verbrokkel.[54] Sommige versplinterde groepies Ngwane vind 'n toevlugsoord onder die Xhosa en Thembu, terwyl ander algaande die Kaapse Oosgrenssone insypel. Saam met hulle kom heelwat Thembu en Xhosa wat deur die toenemende onrus van die vorige jare so dikwels in beweging gebring is. Aangesien baie van hierdie Bantoe soveel van die wondere van die Blankes met eie oë waargeneem het, is dit aanneemlik dat talle sou probeer om self weswaarts te gaan om nader daarmee kennis te maak en daarin te deel.

Intussen het die gewone soort grensgerugte en alarms voortgeduur wat sy gewone oes Swart vlugtelinge aan die Kaapse Oosgrenssone besorg het. Die moord op Shaka in September 1828 het egter die dryfkrag uit die Zoeloe-imperialisme gehaal. Ofskoon Dingane nog sy impies teen die Mpondo's uitgestuur het, en so die suidweswaartse beweging van vlugtelinge aangehelp het, het die verdwyning van die swart Napoleon groter rus in die landstreek agter die Kaapse Oosgrens bevorder. Die swerwer Matiwane is terug op sy lang pad na Zoeloeland, waar Dingane se beuels hom ingewag het en sy rustelose bene op KwaMatiwane laat rus het.[55] Ander Bantoe-emigranteleiers het ook uit die omgewing van die Kaapse noord- en noordoosgrense padgegee. Met die verdwyning van die vername hordeleiers gedurende die laat jare twintig en heel vroeë jare dertig het tydelik 'n ietwat rustiger tydperk aangebreek. Moselikatse was honderde myle na die noordweste, Sikonjela ver in die noorde, terwyl Moshesh se diplomasie krygsoperasies probeer beperk het. Nog tot die begin van die Groot Trek kan daar 'n besondere beweeglikheid onder die Nie-Blankes van Suid-Afrika waargeneem word. Van oorkant die koloniale grense sou verdere Swart en Bruin immigrante verwag kon word. Inderdaad het die Kaapse grensdistrikte bekend geword as 'n oord wat sekuriteit aan Nie-Blanke vlugtelinge gebied het.[56] Vuurwapens en perde sou daar ook verkry kon word, wat later in Bantoegebiede groter veiligheid kon verskaf. Al wat nog kortgekom het om die sluise vir Swart immigrante wyd oop te

54. Kaapse argiefstukke oor die gebeure van 1828 is deur Van Warmelo in sy *History of Matiwane*, Hoofstuk 26, gepubliseer. Kyk verder die oorspronklike missives in C.O. 48/124: no. 43, Bourke aan Huskisson, 26 Aug. 1828, met bylaes en C.O. 48/130: no. 8, Cole aan Murray, 31 Jan. 1829, met bylaes (P.R.O.); *O.H.S.A.*, I, pp. 349–350 en 394; Cory, *The Rise of South Africa*, II, p. 354 vlg.

55. Van Warmelo, *op. cit.*

56. Sedert 1829 het Xhosa-aanvalle op Thembus 'n hele aantal van laasgenoemde bv. die blanke Oosgrenssone laat invlug. Vgl. bv. Cory, *op. cit.*, II, pp. 378–380 en noot 1.

maak, was aanmoediging van die kant van die Britse owerheid om in die Kolonie te kom werk.

Met die aanname van Ordonnansie No. 49 van 14 Julie 1828 is die aanmoediging gegee. Hierdie Ordonnansie was getiteld „for the Admission into the Colony, under certain restrictions, of Persons belonging to the Tribes beyond the Frontier thereof, and for regulating the manner of their Employment as free Labourers in the service of the Colonists." Spesifiek word vermeld dat „any Kafirs, Gonaquas, Tambookies, Griquas, Bosjesmen, Bechuanas (Tswanas), Mantatees, Namaquas, or other natives of the interior of Africa" wat begerig is om diens by koloniste te aanvaar, nou deur die Britse owerheid toegelaat mag word.[57] Dit hef ook 'n reeks ordonnansies van 1797 tot 1820 op wat dit tevore verbied het.[58]

Ofskoon 'n ietwat radikale ordonnansie, is dit tog deur voorafgaande gebeure in die vooruitsig gestel. Reeds twee jaar tevore het die Staatsekretaris en lord Charles Somerset oorweeg om na die Kolonie uit te nooi „certain Mantatees and Goes to be employed under indenture in the service of the Colonists". Nadat die menings van vier landdroste van grensdistrikte ingewin en oorweeg was, het die Luitenant-goewerneur-in-rade besluit „that it will be desirable to procure such number of useful labourers from the Frontier Tribes as the Colonists may be desirous of engaging and it may be safe and prudent to admit: . . ." 'n Ordonnansie is opgetrek wat wesenlik verskil van Somerset se voorstel, dit is aanvaar, en Bourke wag nou net op Imperiale goedkeuring.[59]

Met Ordonnansie No. 49 het 'n reeks beskermende bepalings en voorsorgmaatreëls in werking gekom. Daar is bepaal dat Nie-Blanke immigrante (d.w.s. Hottentotte, Boesmans, sowel as Bantoe) van oorkant die koloniale grense tot bepaalde distrikte as veewagters, arbeiders op landerye, huisbediendes of in ander hoedanighede deur die Goewerneur toegelaat mag word. Dadelik na toelating in die Kolonie moet elkeen deur 'n vrederegter of veldkornet van die betrokke distrik van 'n skriftelike pas voorsien word. Op die pas moet aangeteken wees die naam, geslag, ouderdom, stam, lengte, kleur, gelaatstrekke en onderskeidingsmerke van elke immigrant, en dit moet in 'n bepaalde verslagboek genoteer word. Twee keer per jaar moet die vrederegters van die verskillende distrikte aan die Kaapse Regeringsekretaris 'n lys verskaf van passe die vorige halfjaar uitgereik. Niemand mag so 'n immigrant sy pas

57. Ord. No. 49 van 1828 is in *The Cape of Good Hope Government Gazette* van 18 Julie 1828 gepubliseer. 'n Teks met aanduiding van latere wysigings verskyn in *Statute Law of the Cape of Good Hope, comprising the Placaats, Proclamations and Ordinances . . .*, Kaapstad, 1862, pp. 128–136.

58. Te wete die Proklamasie van 27 Junie 1797, gedeeltes van die Proklamasie van 14 Mei 1812, die Proklamasie van 8 Augustus 1817, en dié van 28 Januarie 1820.

59. *R.C.C.*, XXXII, pp. 53–54 (aanhalings op p. 53), Bourke aan Bathurst, 30 Junie 1827. Vir die verrigtinge in die Raad aan die Kaap en die oorweegde stukke vgl. *ib.*, XXXIV, pp. 340, 367–374, 394–406 en 424–434.

ontneem nie, of dit aan 'n ander laat oordra nie, of hom met geweld in sy diens aanhou nie. Geen immigrant mag sonder 'n pas in diens geneem word nie; en vir tydperke langer as 'n maand moet 'n skriftelike kontrak voor 'n beampte aangegaan word. Terwyl elke party 'n kopie van die kontrak ontvang, moet 'n derde kopie by die betrokke beampte in 'n spesiale boek aangeteken word. Die regte van immigrantekinders waarvan die ouers nog lewe, word beskerm; en spesiale voorsiening word gemaak vir die inboek van weeskinders, of verlate klein kinders (jongetjies tot 18 jaar en meisies tot 16) voor 'n beampte. Rondgaande regters sal die betrokke registers inspekteer.

Immigrante wat sonder die voorgeskrewe dokumente ronddwaal, of met passe, maar sonder 'n eerlike middel van bestaan, moet gearresteer en na die naaste magistraat gebring word, wat hulle na hul diensgewers sal terugstuur, of onder kontrak plaas, of oorkant die koloniale grense deporteer. Diegene wat gedeporteer is en dan terugkeer en weer rond dwaal, kan een jaar tronkstraf kry. Enige Nie-Blanke immigrant wat van 'n pas voorsien is, mag hom, met verlof van die inwonende sendeling, op enige sendingstasie binne die Kolonie vestig. 'n Swaar straf van sewe jaar deportasie uit die Kolonie word ingestel vir persone wat Nie-Blanke immigrante as slawe behandel.

Wat was die motivering van die radikale Ordonnansie No. 49 van 1828? Daar was verskeie oorwegings. Die eerste was van praktiese aard. Die Britse owerheid het geglo dat dit nie meer *moontlik* was om die duisende Swart immigrante wat as gevolg van die *Difaqane* en verhoogde bevolkingsdruk in Kafferland die grensdistrikte wou inkom, daaruit te hou nie. Verder het die owerheid gemeen dat, weens die groot gebrek aan swart arbeiders in die Kolonie, dit nie meer *wenslik* was om die Swart immigrante daar uit te weer nie. Dan was daar die filantropiese oorweging dat van regeringsweë toegesien moet word dat die nuwe Swart immigrante, wat in elk geval gaan instroom, so *mensliewend* moontlik behandel word. Regulasies moes dus in Ordonnansie No. 49 opgeneem word om te verseker dat die dienshere hulle nie mishandel nie en dat hul regte as arbeiders behoorlik deur die administratiewe masjinerie van die grensdistrikte beskerm word. In ooreenstemming met die welbekende Ordonnansie No. 50, wat slegs drie dae later ook onder die luitenant-goewerneurskap van die filantropiesgesinde Bourke gepasseer is, is die filantropiese motief voorop: ook bewegingsvryheid word aan Nie-Blankes verleen, buite en binne die Kolonie.[60] Uit die bepalings van Ordonnansie No. 49

60. Die teks van Ordonnansie No. 50 van 1828 is in *The Cape of Good Hope Government Gazette* van 25 Julie 1828 gepubliseer, terwyl 'n verkorte teks deur G. W. Eybers in *Select Constitutional Documents illustrating South African History 1795–1910* afgedruk is op pp. 26–28. Vir Bourke se filantropiese beleid kyk Hazel King: „The humanitarian leanings of Governor Bourke," in *Historical Studies Australia and New Zealand*, X, 37, Nov. 1961, pp. 19-27. Die Bourke Papers berus in die Rhodes House-Biblioteek te Oxford en mikrofilms daarvan in die Kaapse Staatsargief.

blyk dat, hoewel die belange van die dienshere op verskeie maniere beskerm word, dit by uitstek die belange van die diensnemers is wat hier sorgvuldig omlyn word. Gedurende die volgende dekade sou dit nie alleen nodig word om deur nuwe regulasies die belange van die dienshere beter te beskerm nie, maar sou ook administratief opgetree moes word om dienshere se belange in die praktyk meer te beskerm. Saam met die filantropiese oorweging is daar gekombineer 'n grensbeveiligingsmotief. Die Britse owerheid het geargumenteer dat, wanneer Nie-Blankes meer in kontak kom met die Kolonie, hul beskawingspeil sou styg. Dan sou hulle nie net meer Britse handelsware aankoop nie, maar daartoe meehelp om die grenssone te pasifiseer. So kon ook heelwat geld gespaar word.[61]

Die uitwerking van hierdie radikale beleid was om die Kaapse grenssone aanmerklik te verbreed. Tevore is gepoog om 'n absolute grenslyn, of desnoods 'n smal grensstreek, op te werp as skeiding tussen Swart en Blank. Nou sou Fingo's so ver weswaarts as die Tsitsikamma, in die distrik George, agter die ou grenssone gevestig word, terwyl sendelinge, handelaars, amptenare, en selfs boere, hulle diep in Kafferland sou ophou.[62] In die dekade voor die Groot Trek vind daar dus 'n steeds groter saamwoon van verskillende rassegroepe plaas.

Wat was die praktiese uitwerking van Ordonnansie No. 49? Hetsy as oorsaak, hetsy as gevolg, van die Ordonnansie, het Swart en Bruin immigrante in steeds groter getalle die koloniale grensdistrikte ingestroom. Soos hierbo aangetoon, het die praktyk in die administrasie van die Ordonnansie soms heelwat van sy teorie verskil. Sterk besparingsoorwegings en Kaapse geldelike tekorte het dit vir die Britse owerheid onmoontlik gemaak om dit doeltreffend gedurende die dekade voor die Groot Trek te administreer.

Die filantropies gesinde luitenant-goewerneur Bourke het kort na die aanname van Ordonnansie No. 49 die Kaapse bewind aan sir Lowry Cole oorgedra. Die nuwe Goewerneur het op 25 Augustus 1829 die Ordonnansie, in soverre dit die Xhosas raak, opgeskort. Voortaan sou sendelinge nie meer die reg hê om passe aan die Xhosas uit te reik nie, want dit sou die instroming van te veel Xhosas in die Oosgrensdistrikte meebring.[63] In die praktyk het dit

61. Vgl. Muller, *Britse Owerheid*.

62. Vgl. die Rex Papers, Lêer 6, briewe van George Rex, Sr. aan sy seun F. Rex, 18 Sept. 1835 (S.A.B.).

63. Die betrokke Proklamasie deur Cole, gedateer 25 Augustus 1829, is in die *C. of G.H. Govt. Gazette* van 28 Augustus 1829 gepubliseer. Uit die korrespondensie blyk dat daar 'n vrees ontstaan het in Albanie en Somerset dat Xhosas onder dekmantel van die Ordonnansie die Kolonie instroom om 'n aanval daarop te maak. Gevolglik het die Goewerneur die suggestie van die Siviele Kommissaris van Albanie en Somerset op 19 Augustus 1829 (Ay. 9/6: Albany Lett. Book, 1828–1832, brief aan Kaapse Regeringsekr., pp. 266–267) aanvaar en aan die staatsekretaris voorgestel dat daaraan gehoor gegee word (G.H. 23/9: no. 39, Cole aan Murray, 2 Sept. 1829, pp. 125–126, waarvan die oorspronklike in C.O. 48/131, P.R.O., berus). Hoewel kort daarop gerap-

min verskil gemaak: passe is nog deur sendelinge aan Xhosas uitgereik; en al die ander Nie-Blanke immigrante het steeds die Oosgrensdistrikte ingekom. Met die swak plaaslike administratiewe masjinerie kon die sluise wat in 1828 heelwat verder oopgedraai is, nie weer toegedraai word nie. Volgens plaaslike dokumente het die toepassing daarvan nooit opgehou nie. In sommige distrikte is die voorgeskrewe dokumente van 1828 tot die aanvang van die Groot Trek gehou; in ander distrikte word gekla dat die dokumente nie volgens die voorskrif van die Ordonnansie ingevul is nie. Allerhande onreëlmatighede het voorgekom.[64] Nie-Blankes sonder passe het onwetend en wetend die afgeleë en ongemerkte grense ingestroom. Waarskynlik het daar heelwat meer Nie-Blanke immigrante sonder passe en sonder registrasie die Kolonie ingekom as met die voorgeskrewe dokumente. Teen die begin van 1837 was daar baie duisende meer sulke Nie-Blankes in die grensdistrikte gevestig, of daar aan die rondswerf, as wat daar Blankes was wat as Voortrekkers die Kolonie verlaat het. Juis omdat die grensadministrasie in die vroeë jare dertig in sommige opsigte feitlik in duie gestort het, beskik ons nie oor akkurate verslae om die tempo en volume van die Swart en Bruin immigrasie presies te bepaal nie.[65]

Uit die beskikbare plaaslike dokumente is dit egter duidelik dat die grensdistrikte oorstroom is deur groot en klein groepe Nie-Blanke uitlanders; en hulle het gekom uit die ooste, die noordooste, die noorde en noordweste. Dit was 'n voortsetting van die stroom van voor 1828; net die sluise is wyer oopgedraai. Soms het sendelinge oorkant die grense immigrante gestuur, soms het Blanke werkgewers in die Kolonie geskikte immigrante aangevra. Die Bantoe was sterk in die meerderheid. Uit die ooste en noordooste het Xhosas, Fingo's (saamgestel uit verskillende stamme) en Thembus gekom; uit die noorde Ngwane, Hlubi, Rolong, Basoeto, Tswanas en andere; uit die noordweste

porteer is dat dié gerugte oordrewe was, is die formele, gedeeltelike opheffing van die Ordonnansie tog nog gehandhaaf (*ib.*, ongenommer, Cole aan Hay, 25 Nov. 1829, pp. 131–132 en *ib.*, no. 1, Cole aan Murray, 2 Jan. 1830, pp. 135–143. Die oorspronklike berus in C.O. 48/135, in die P.R.O.).

Sommige historici het nie besef dat die Proklamasie van 25 Augustus 1829 nie die hele Ordonnansie No. 49 van 1828 opgehef het nie. Vgl. o.a. *C.H.B.E.*, VIII, p. 311; Theal, *History of S.A. since 1795*, II, p. 11; Cory, *The Rise of S.A.*, II, p. 361; asook MacMillan, *B.B.B.*, 1963-ed., pp. 87–88.

64. Vgl. o.a. C.O. 2742: no. 52, met kopie van registers, Albanie en Somerset, 1833; Ay. 9/6: no. 210, Siviele Kommissaris van Albanie en Somerset aan Kaapse Regeringsekretaris, 21 Aug. 1829, pp. 267–268; en *ib.*, *ib.* aan *ib.*, 5 Okt. 1832, p. 537.

65. Kyk o.a. Somerset-Oos 10/59: ongenommer, assistent- siviele kommissaris J. F. Ziervogel se verslag oor 'n memorie deur inwoners van die subdistrik Cradock aangaande die arrestasie van en beskerming teen Nie-Blankes sonder vaste verblyfplek of werk, gedateer Cradock, 17 Mei 1834 (bladsye ongenommer); C.O. 2749: no. 60, siviele kommissaris D. Campbell vir Albanie en Somerset aan Waarn. Regeringsekretaris, 9 Mei 1834 en bylae; Somerset-Oos 8/99: ongenommer, veldkornet S. J. van Wyk aan resident-magistraat, gedateer Tarka, 6 Jan. 1829.

Betsjoeanas, Rolong, Kwena en elemente uit ander stamme. Ook Hottentot-, Griekwa-, Koranna- en Boesman-elemente het uit die noorde en noordweste aangekom en so Swart met Bruin afgewissel. Baie Swart en Bruin elemente is onder relatiewe groot druk van agter die koloniale grense ingeforseer en die swak grensmasjinerie wat Ordonnansie No. 49 moes administreer, was hopeloos ontoereikend. Beheer het in so 'n mate verlore gegaan dat dit eintlik nooit weer heeltemal herwin is nie. Daar is praktyke ingestel wat as presedente beskou is en wat nooit weer sou verdwyn nie. Met die groot gewapende Bantoegroepe wat in dié jare die uitgestrekte grensdistrikte ingestroom het, het die Britse grensadministrasie nie raad geweet nie: inderdaad het die wet nie daarmee rekening gehou nie, want die grootskaalse instroming was inherent 'n militêre vraagstuk. 'n Paar beamptes en 'n handvol polisie, met gewone tronke en howe, kon dit nie hanteer nie. In die breër wordende grenssone is onrus só grootliks verhoog. Blanke dienshere, en veral boere, het die grotendeels onbeheerste vloed van Swart en Bruin immigrante dus dikwels geen werklike bate nie, maar dikwels 'n belemmering vir hul bedrywighede gevind. Nieteenstaande daar gepoog is deur opskorting van Ordonnansie No. 49, en ook deur ander periodieke maatreëls, om onrus in die grensdistrikte te verminder, kon met die ooptrek van die sluise in 1828 tot die begin van die Groot Trek, nie weer behoorlik beheer herwin word nie. Die feit dat dit aan 'n regering, wie se optrede deur finansiële en filantropiese oorwegings aan bande gelê is, opgedra is om die enorme bevolkingsdruk deur die *Difaqane* veroorsaak teen te hou – nadat Ordonnansie No. 49 een keer in werking gestel was – het die beste pogings tot mislukking gedoem.[66]

Op 17 Julie 1828, die dag voordat Ordonnansie No. 49 bekend gemaak is, het luitenant-goewerneur Bourke ook Ordonnansie No. 50 onderteken. Volgens laasgenoemde Ordonnansie sou Hottentotte en ander vry Gekleurdes nie langer passe in die Kaapkolonie hoef te dra nie. Dit het beteken dat Blankes nie meer die reg sou hê om te eis dat hierdie Nie-Blankes passe op aanvraag sou hoef te vertoon nie. Gevolglik sou dit bykans onmoontlik word om Ordonnansie No. 49 in die grensdistrikte effektief in hierdie opsig toe te pas. Die kern van immigrantebeheer was die uitreik en dra van skriftelike passe waarop allerhande besonderhede aangeteken is; en by indienstrede vir langer as 'n maand, die uitreiking van skriftelike, amptelike kontrakte. Wanneer immigrante binne die Kolonie ronddwaal sonder die voorgeskrewe dokumente of sonder 'n eerlike middel van bestaan, moes hulle, kragtens Ordonnansie No. 49, gearresteer en na die naaste magistraat gebring word vir herindiensneming of deportasie oorkant die koloniale grense. Sonder inspek-

66. 'n Ontleding van die koloniale pas- en kontrakdokumente behoort dit moontlik te maak om verdere stamelemente te onderskei. Vgl. o.a. talle registers in C.O. 2742 en C.O. 2749.

Die Britse owerheid is reeds voor die Groot Trek tussen botsende beleidsfaktore vasgeknel. Kyk Muller, *Britse Owerheid*, pp. 31–59.

sie van hul dokumente, sou nie bepaal kon word of Nie-Blankes immigrante is nie, en indien wel, wat hul status is nie.[67]

Kort na die aanname van Ordonnansie No. 49 het dienshere in die distrik Albanie formeel aansoek gedoen om die toesegging aan hulle van immigrante-arbeiders van oorkant die koloniale noordgrens. Deur die administratiewe masjinerie van Albanie is daar 16 „Betsjoeanas" (Tswanas) van die Wesleyaanse sendelinge Hodgson en Archbell aangevra. Ook is drie „Caffres" van die sendeling W. Thomson aan die Chumie versoek. Die vergoeding aangebied het gewissel van 24 tot 120 riksdaalders (£1-16s tot £9) per jaar, met 'n gemiddelde van sowat 35 riksdaalders (£2–12–6d); en hulle word benodig merendeels vir buitewerk.[68] Dit is duidelik dat sendelinge oorkant die grense 'n vername rol toegesê word in die keuring en toelating van die immigrante. Teen November 1828 vind assistent- siviele kommissaris J. F. Ziervogel dit nodig om die Ordonnansie só te vertolk dat die aanbeveling van sendelinge nie nodig is nie: Nie-Blanke vreemdelinge kan self kom om kontrakte van indiensneming in die Kolonie aan te gaan.[69]

Die inkom van groot groepe Nie-Blankes in die grensdistrikte het spoedig 'n probleem opgelewer. Wesentlik was dit teenstrydig met Ordonnansie No. 49. Omdat hulle gewoonlik gewapen was, bevrees was vir hul lewe en vasberade om hulself en hul laaste besittings te beskerm, en daarby moeilik om mee te kommunikeer, kon dokumente nie gewoonweg van hulle opgeëis word nie. Nog in die tweede helfte van 1828 is prokureur-generaal A. Oliphant gevra om i.v.m. die „apprehension of marauders" 'n regsvoorskrif te gee. Oliphant meen dat die „Clerk of the Peace", nadat 'n voorlopige ondersoek ingestel is, hom tot die resident-magistraat moet wend om 'n lasbrief om die swerwerbende te arresteer. Die siviele kommissaris moet in kennis gestel word van die gevaar aan so 'n operasie verbonde en die grootte van die gewapende mag wat vereis word. Dan moet die siviele kommissaris aan die veldkornet instruksies gee waar hy die nodige hulp moet verleen sodat amptenare die lasbrief kan bestel. Oor hoe die lasbrief uiteindelik op die bende bestel moet word, sê Oliphant, kan hy hom nie uitspreek nie. Sy advies is bloot dat wapens nie gebruik moet word nie, tensy alle ander metodes misluk het. Aangesien die prokureur-generaal verder meen dat daar gewoonlik met slegs klein groepies rondlopers te kampe is, dek sy advies slegs sulke gevalle. Geen heldere prosedure word neergelê nie. Sy engere regsbenadering skyn, by gebrek aan regsmasjinerie in die uitgestrekte grensdistrikte, in heelwat opsigte onprakties te wees.[70]

67. Kyk Eybers, *Select Const. Docs.*, pp. 26–28, vir 'n verkorte weergawe van die bepalings van Ordonnansie No. 50; en ook in Franken, *P.R.*, pp. 346–347.
68. C.O. 2705: no. 204, De Villiers, „Clerk of the Peace" Albanie, aan Waarn. Regeringsekr. Bell, Grahamstad, 6 Sept. 1828.
69. C.O. 2705: Ziervogel aan „Clerk of the Peace" Van N. Onkruydt, Eldon, 22 Nov. 1828, pp. 98–99 en *ib.* aan „Clerk of the Peace", Uitenhage, 10 Okt. 1828, p. 178.

Teen 15 Desember 1828 word Oliphant deur die Goewerneur aangesê „to propose a scheme to prevent the numerous depredations which are daily committed in certain Districts by wandering Hottentots, Bastards and other persons of Colour upon the property of persons living in remote situations". Oliphant se voorstel is om 'n kommando op te roep, met sekere voorsorgmaatreëls sodat misbruike uitgeskakel kan word. Geen „onnodige geweld" moet gepleeg word nie en geen vuurwapens moet gebruik word tensy vuurwapens eers teen die kommando gebruik is nie. Die kern van sy plan is om so 'n oormag teen die rondloperbendes uit te stuur dat hulle vreedsaam gearresteer kan word, om voor die betrokke plaaslike beampte gedaag te word; en in die geval van uitlanders volgens Ordonnansie No. 49 se bepalings gehanteer te word.[71]

In Augustus 1829 skets die grenskommandant, luitenant-kolonel H. Somerset, die toestand van toenemende onrus in die suidelike grensdistrikte as gevolg van die toepassing van Ordonnansie No. 49. „I cannot but consider that the number of Persons who continue to receive permission to enter the Colony with passes from the Missionaries" – so skryf hy – „are but adding fuel to the Flames that is shortly to consume us, and I lament that I do not feel myself authorised to desire the missionaries to discontinue giving such passes for the present.

„Sometimes these people congregate in parties of *Fifty* and infest the Country. I fell in with a Party of eleven yesterday, with passes of upwards of a Month's date, who were wandering about the Koonap, never having offered themselves for Service.

„The whole of the Country between the Kat and Fish Rivers is full of Kaffres, my Patroles are out in every direction, but I did not pass a Farm where depredations were not complained of, and I found the whole country in the greatest state of alarm."[72]

'n Week later – op 25 Augustus 1829 – het Cole dan ook besluit om Ordonnansie No. 49 op te hef. Daar het net te veel swart immigrante onder hierdie Ordonnansie, veral met passe deur sendelinge uitgereik, oor die koloniale grense gekom. Die landlopery en veediefstalle waaroor Somerset gekla het, het onmoontlike afmetings aangeneem. In die regeringskoerant van 28 Augustus 1829, waarin die opheffing bekend gemaak is, word aangekondig dat alle swart rondlopers wat sonder werk is, ontwapen en gearresteer moet word.[73] 'n Paar dae later rapporteer Cole aan die Staatsekretaris oor die gevaarlike toestand

70. A.G. 2156: Prokureur-generaal aan Waarn. Regeringsekr., 25 Sept. 1828 en 20 Junie 1828, pp. 173–174 en 116–117. Vgl. ook *ib.*, *ib.* aan vrederegter Clanwilliam, 6 Junie 1828, pp. 98–99 en *ib.* aan „Clerk of the Peace" Uitenhage, 10 Okt. 1828, p. 178.

71. *Ib.*, Prokureur-generaal aan Waarn. Regeringsekr., pp. 193–194.

72. L.G. 4: Somerset aan Siv. Kom. Campbell van Albanie en Somerset, 18 Aug. 1829, pp. 16–17.

73. Franken, *P.R.*, pp. 347–348 en noot 5.

op die Oosgrens, sy verdedigingsbeleid en sy suspendering van die Ordonnansie.[74]

'n Bietjie meer as 'n jaar later berig siviele kommissaris Van Ryneveld van Graaff-Reinet aan kommissaris-generaal Stockenstrom van die Oostelike distrikte oor die moeilike bestaan van die grensboere in dié noordelike distrik weens baie jare van ongeëwenaarde droogte en sprinkane. Dan voeg hy by: „you are not ignorant of the heavy Tax they are continually subject to from the calls upon their humanity by many of the People belonging to the numerous Tribes beyond the Boundary who came into the Colony begging for Food, and having myself very often been an Eye witness that such application to the Colonists have never been made in vain . . ." Hy kan dus die waarheid bevestig van dié bewerings in 'n petisie deur veldkornet P. van der Walt van Onder-Zeekoerivier.[75]

Of daar teen hierdie tyd daadwerklike pogings was om Ordonnansie No. 49 toe te pas, het byna glad nie meer saak gemaak nie. In die vroeë jare dertig het Griekwa- en Basterruiters met vuurwapens op die noordwes- en noordgrens die verbrokkelde Bantoestamelemente aangeval. Mans, vroue en kinders is gedood en alle vee is gebuit. Dit het meermale met die Betsjoeanas gebeur, en dan het hulle gewoonlik òf die Kolonie ingevlug as hulpbehoewendes òf op hulle beurt ander stamme, soos die Thembu, aangeval om weer vee te bekom. Wanneer hulle misluk, moes hulle tog die Kolonie invlug, en wanneer hulle slaag, kon sommige Thembu weer as hulpbehoewendes in die Kolonie verwag word.[76] Alle pogings om vuurwapens en ammunisie van die gekleurde kommando's te weerhou, het misluk; dieselfde geld vir pogings om hulle roofekspedisies te keer. In daardie dorre geweste was die Britse owerheid nie bereid om met troepe die orde te handhaaf nie. Gevolglik moes daar met lede oë toegesien word hoe dié noordelike grensdistrikte veral deur vlugteling-„Betsjoeanas" oorstroom word, wat om humanitêre redes nie na hul dood teruggestuur kon word nie. Geen wonder dan dat die plaaslike owerhede, om presies dieselfde redes wat tot die aanvaarding van Ordonnansie No. 49 gelei het, voortgegaan het om die Swart en Bruin uitlanders volgens die bepalings van die Ordonnansie te hanteer nie. Daar was ook oorlogvoering tussen die Griekwas en Korannas, wat weer gesamentlik die Boesmans aangeval het. Onder die Bruin immigrante in die noordelike grensdistrikte kry ons dan ook 'n redelike persentasie vlugteling-Korannas en -Boesmans.[77]

74. C.O. 48/131: no. 39, missive gedateer 2 Sept. 1829 (P.R.O.).
75. L.G. 3: brief gedateer 4 Nov. 1830, pp. 138–139 (aanhaling). As bylae hierby gaan die petisie van P. van der Walt en andere „Aan den Land vaders" (Cole, Stockenstrom en Van Ryneveld), van 7 Okt. 1830, pp. 140–147.
76. L.G. 3: Waarn. Siviele Kommissaris aan Kommissaris-generaal, Graaff-Reinet, 19 Julie 1831, met bylaes, pp. 165–171; *ibid.*, Van Ryneveld aan Kommissaris-generaal, Graaff-Reinet, 13 Maart 1832, pp. 223–228; C.O. 2742: veldkomdt. Van Wyk aan siviele kommissaris Campbell (vertaling), Tarka, 27 Junie 1833, bylae in Campbell aan Waarn. Regeringsekr., Grahamstad, 12 Julie 1833.

Teen 1833 kry ons talle getuies uit verskillende oorde oor die verloop van sake wat Swart en Bruin immigrante in oorweldigende getalle die grensdistrikte laat instroom het.

Oor die noordgrens getuig die Franse sendeling eerw. J. P. Pellissier: „The civil state of the Country beyond the Colonial boundary is deplorable. The Corannas, the Griquas, the Bastards live entirely by pillage and rapine. They were never so barefaced in their enormities as now. In former years they were satisfied to bear arms against and to attack the Bechuanas and bordering Tribes of Caffres, but this year they plunder all strangers and all neighbours." In 1832 het die Korannas van die Rietrivier Moshesh aangeval, baie Basoeto's gedood en groot getalle vee geneem; en in 'n aanval op Platberg 'n groot aantal vee van „Betsjoeanas" gebuit.[78]

Siviele kommissaris D. Campbell van Albanie lig die Goewerneur in Julie 1833 in „that for some months back the tribes beyond the boundary of the Colony, from the Winterberg to the Orange River, have been in continued conflict with each other, and that numbers of them have, in consequence thereof, taken refuge within our territory." Hy is nie seker wat die woelinge veroorsaak het nie, maar meen „it is probable that they originate in the great number of Bechuana tribes whom Dingan and other powerful Chiefs have driven from the interior towards the Colony where they are attacked by Coranas and Bastards who are provided with arms and ammunition and consequently easily subdue and slaughter them". Dan kom Campbell by sy probleem: „So great . . . has been the influx of these people (chiefly Bechuanas) into our territory that I feel myself under the necessity of requesting instructions for my guidance on this head.

„These people have usually cattle in their possession, and they decline entering the service of the farmers, who are well disposed to employ them. On the other hand they exhibit the utmost repugnance to repass our limits alleging that if they do so, they are certain of being put to death by their enemies, with whom they cannot contend for the reasons above stated."

Ten slotte rapporteer hy „the great inconvenience that arises to the Colonists from the number of Caffres, known by the name of Gonah's who have dispersed themselves over the Settlement at the head of the Kat River and the adjoining Country". 'n Aantal van hulle was tevore by die Chumie-instituut gevestig, maar hoe hulle die Kolonie binnegekom het, weet hy nie. Hulle trek net soos die Kaffers aan en kan nie van laasgenoemde onderskei word wanneer hulle rondbeweeg nie, „which gives facilities to other Caffres to enter and commit depredations".[79]

Vier dae tevore het J. O'Reilly uit Cradock aan Campbell geskryf: „I

77. Vgl. o.a. L.G. 2: Van Ryneveld aan Bell, 18 Sept. 1828, pp. 123–150; L.G. 3: Van Ryneveld aan Stockenstrom, 7 April 1830, p. 102.
78. Ay. 8/84: ongedateerde stuk, gebind by dokumente van 1833.
79. C.O. 2742: no. 110, aan Waarn. Regeringsekr., Grahamstad, 12 Julie 1833.

fear unless something is done that we shall have them within the boundary for the flocks of Mantatees xc xc now in this part of the District is incredible. They are obliged to seek shelter and are going about with their flocks in all directions, return they will not as numbers of them have been murdered lately by the Corannas and other tribes beyond the limits. The Law on this point, I mean apprehending them when found in the Colony without passes (particularly as they go in such numbers), cannot with humanity be acted upon . . . Whats to be done? . . . Field Cornet Van Heerden has just brought me a troop of half Caffres who state that they were forced to come into the Colony from the ravages and murders committed on them. They are now near this with about 200 head of cattle and as to apprehending and keeping such a troop in Gaol at the expense of Government – its out of the question, particularly with my police, two Constables.

„I hope you will consider the matter for unless something is done soon we shall have the District swarmed (*sic*) with the poor creatures."[80]

Wat kon die Britse owerheid met so 'n probleem in die grensdistrikte uitrig? Nie veel nie.

In 1834, toe die katastrofe van die Sesde Oosgrensoorlog die Oosgrenssone getref het, is die onrus daar grootliks deur Swart en Bruin immigrante vererger. Noudat alle kragte daarop toegespits is om die Xhosas uit die Kolonie te weer, kon sulke immigrante nog makliker inkom en hulle stewiger as tevore daar vestig. Op 14 Oktober 1835 het die Goewerneur inderdaad beveel dat alle Fingo's, „Betsjoeanas" en ander vreemdelinge uit die binneland – waarvan baie op verskillende plase gevestig was, terwyl ander rondgeswerf het sonder 'n vaste woonplek of eerlike bestaansmetode – oorkant die koloniale grense verwyder word. Nieteenstaande die instruksie, volgens Campbell, destyds uitgevoer is, het die inboorlingstamme weer die inwoners van Albanie en Somerset lastig geval. Siviele kommissaris Campbell van Albanie deel mee aan kaptein A. B. Armstrong, vrederegter te Fort Beaufort, op 16 April 1836 dat baie immigrante „are wandering about the immediate Frontier line, without any fixed place of Residence, committing acts of depredations, or compelling the inhabitants to comply with their demands for food". Campbell versoek Armstrong om hulle oor die grense te stuur soos deur die Goewerneur beveel is.[81] Op dieselfde datum skryf hy ook aan H. Hudson dat berig word dat baie Swart immigrante in die distrik Somerset, veral noord en suid van die Winterberg, rondswerf en die inwoners plunder en afpers. Aangesien daar gerapporteer word dat baie van hulle passe het, stel hy voor dat alle passe geregistreer word ooreenkomstig Ordonnansie No. 49 sodat hulle getalle akkuraat bepaal kan word.[82] Baie van die onrus waarvan in Hoofstukke V en VI ge-

80. *Ibid.*, 8 Julie 1833, bylae in no. 110, Campbell aan Waarn. Regeringsekr., 12 Julie 1833. Onder „half Caffres" word bedoel „Gonah's", of half-Kaffers en half-Hottentotte. Vgl. ook Ay. 9/7: pp. 58–59.
81. Ay. 9/20: p. 24.

tuig word, word by name aan dié Nie-Blanke uitlanders toegeskryf. Hulle versnelde immigrasiestroom, wat saamgevloei het met die rondlopery van Xhosas en Gekleurdes, het die kameel van rus en orde se rug gebreek. Inderdaad is die hoogtepunt teen die einde van die Oorlog bereik met die begeleiding deur Britse troepe van byna 17 000 Fingo's tot binne die veiligheid van die koloniale grense. Tesame met diegene wat reeds in die Kolonie was, het dit die getalle Nie-Blanke immigrante beslis tot ver bokant die onbetroubare amptelike syfers opgeskuif.[83]

Die Nie-Blanke immigrant het kennelik 'n belangrike rol in die Blanke grensboergemeenskap gespeel. Sy negatiewe rol as werklose landloper en gewapende onrusverhoger, wat nòg die Kolonie wou verlaat nòg as arbeider daarin sou inpas, het reeds aandag geniet. En later word sy rol dus as mede-veroorsaker van die Groot Trek behandel. Na sy positiewe rol moet nou gekyk word.

In die dekade vóór die Groot Trek het die grensboergemeenskap bestaan uit 'n bonte mensemassa, met vele botsende belange, onderlinge jaloesieë en soms 'n hewige afkeer van mekaar.[84] Soos kenmerkend ook van grensgemeenskappe elders in die wêreld, het uit sy kookpot dikwels radikale woelinge opgeborrel, wat die swak owerheidsgesag slegs op sy eie voorwaardes wou aanvaar. Grenstradisies is dié van stryd – na binne sowel as na buite. Gemoedere is nog geroer deur herinneringe en griewe van ou mislukte opstande of onsuksesvolle wapenpogings. Die Afrikanerboer het dit in hom omgedra; die Hottentot en Baster en die Boesman het dit in hulle omgedra; ook die Xhosa het dit gehad.

Op die ontsaglike uitgestrekte gebied van sowat 37 000 vk. myl, teen 1837 uiteindelik in sewe administratiewe distrikte verdeel, het nominaal gewoon (want baie boere was oorkant die koloniale grense om weiding vir hul vee te vind) sowat 23 600 Blankes en sowat 25 500 Gekleurdes, insluitend Hottentotte. Slegs in een distrik, Cradock, was die Blankes in die meerderheid. Nog nie 1½ persone het op 'n vierkante myl gewoon nie. Ekonomies het die bevolking hulle oorweldigend op die landbou toegespits. Behalwe Grahamstad, was die grensdorpies klein en onderontwikkeld. Daarby moet in ag geneem word dat talle Trekboere oorkant die Oranjerivier afwesig was, en dat die bevolking van die oostelike grensdistrikte deur baie duisende Nie-Blanke vlugtelinge van anderkant die koloniale grense aangevul is.[85]

82. *Ibid.*
83. Ayliff en Whiteside, *History of the Abambo*, pp. 28–34; *Cape of Good Hope Blue Book*, 1838, pp. 192–193.
84. Kyk hierbo in hierdie hoofstuk asook in Hoofstuk IV.
85. *Cape of Good Hope Blue Book*, 1838, pp. 192–193. Weens swak beamptes, onnoukeurige opnames en trae opstuur van gegewens, moet alle statistieke as by benadering beskou word. In Albanie met byna 9 persone per vk. myl, oortref die sowat 6 600 Blankes die Gekleurdes met meer as 800; maar dan kom daar sowat 3 500, hoofsaaklik Swart, vreemdelinge by.

Teoreties is die grensdistrikte deur die Blanke gedomineer. In die praktyk het die wil van die Blanke egter nie gereeld geseëvier nie. Die beamptes in die grensdorpe was in die reël met te min magsmiddele beklee om die Blanke owerheid se beleid daadwerklik toe te pas. Op sy afgeleë plaas het die boer oor 'n redelike mate van outonomie in die breë raamwerk van die regeringsbeleid beskik.

Die Gekleurde en die Hottentot het 'n oorgangsposisie beklee tussen dié van 'n Bantoestamlid en 'n vryburger; en die beste elemente onder hulle het steeds geprobeer om in die gunstigste posisie in die Blanke grensgemeenskap opgeneem te word. Hulle het Afrikaans gepraat, Westerse klere gedra, gewoonlik Afrikaanse name en vanne gehad, en Europese gebruike probeer handhaaf. Met hierdie Westerse simbole wou die beter klas Gekleurde graag op gelyke voet met die Blankes behandel word.[86] Daar was egter ook 'n groot swak klas Gekleurdes – onverantwoordelik, onbestendig, rusteloos, kortsigtig en dranksugtig. Dit was juis die groot getalle van hierdie soort Gekleurdes wat te Katrivier, in dorpe en op die talle sendingstasies binne die Kolonie gevestig was, of los en vas in die grensdistrikte rondgeswerf het, wat nou 'n swak naam aan die Gekleurdes in die algemeen besorg het.

Dit is begryplik dat daar heelwat verset van die kant van Blankes was teen moontlike aspirasies van dié Gekleurdes om grond op gelyke voet te besit en om vrylik rond te beweeg om 'n eie arbeidsveld te soek. Teen die verset en ongunstige uitsprake deur Blankes het baie van die Gekleurdes op hulle beurt weer skerp en emosioneel gereageer. Met die grensboere se gebruik om hulle in 'n onderhorige posisie in die Blanke gemeenskap in te skakel, het hulle nie genoeë geneem nie. Hulle het hulself bo die Xhosa en die Boesman geplaas. Teen die end van die agtiende eeu het hulle reeds ooreenkomstig Westerse patroon teen die Boesman, die Xhosa asook die Blanke geveg. Gevolglik het hulle dikwels 'n baie selfstandige houding aangeneem wanneer hulle nòg deur die Staat nòg deur die Kerk nòg in die ekonomies-sosiale sfeer 'n status gegun is wat hulle bevredig het. Omdat passiwiteit oor die algemeen kenmerkend is van die groot gros van die Gekleurdes, val dit moeilik om hul presiese reaksie uit nagelate kontemporêre dokumente vas te stel. Hul mening kan dikwels nie van dié van 'n belanghebbende sendeling onderskei word nie. Baie van hulle was wesentlik nog pastorale nomade wat nie maklik selfs deur goeie lone tot inspannende hande-arbeid aangespoor kon word nie. Nadat Ordonnansie No. 50 van 1828 aangeneem was, was hulle tot 1842, toe die Ordonnansie hersien is, onder buitengewone swak beheer: 'n oormaat van vryheid het van baie van hulle swerwers en rondlopers gemaak. Teen harde werk op landerye en in tuine was hulle gekant; as veewagters en wadrywers het hulle die beste gedeug, maar daar was 'n gebrekkige tydsbesef by hulle. Die versoeking om hul besittings in geld om te sit èn hul geld in die kantien te

86. Kyk Hoofstuk IV.

spandeer, kon hulle op die talle nuwe grensdorpe net nie weerstaan nie.[87]

Behalwe die talle boere wat gekla het oor die optrede van Gekleurdes en Hottentotte as veewagters, vertel 'n bekende reisiger van sy ondervindings met hulle as wadrywers. Teen September 1836 verlaat kapt. W. C. Harris Graaff-Reinet op sy groot jagreis na die land van Moselikatse met 'n geselskap van elf, waarvan minstens sewe Hottentotte en Gekleurdes. Harris gee ook 'n pen-skets en 'n gekleurde tekening van Andries Africander, die ervare leier van sy wadrywers, wat reeds vyf keer met Hume en ander handelaars die binneland, en die opperhoof Moselikatse in besonder, leer ken het. Africander se gedrag was egter uiters teleurstellend, onbetroubaar en onverantwoordelik. Die ander ses Hottentotte in hul diens was 'n swak tipe bediende, maar al wat destyds in die grensdorp Graaff-Reinet bekombaar was. As voorsorgmaatreël sluit Harris voor die „Clerk of the Peace" 'n kontrak vir ses maande met hulle.

Toe die geselskap Graaff-Reinet moes verlaat, het die helfte van die ses stuks reeds die gewere wat Harris aan hulle voorsien het, vir drank verruil. Die ander was nou verplig om die dronkspul te laai „like pigs into the waggons which they had been hired to drive". Geweldige reënbuie het hulle verplig om na die dorp terug te keer en in die proses het een van die meer nugter Hottentotte „carried off the corner of a house, by propelling the heavily laden vehicle against it". Aangesien Harris-hulle verdere onheile gevrees het en nou oortuig was „that no dependence could be placed upon our followers, if once allowed to recover their sobriety and liberty", haas hulle hul om 6 na-middag die veld in, tien myl ver, alvorens hulle dit raadsaam ag om kamp op te slaan.[88]

Dat Harris se ondervinding nie uniek was nie, blyk uit dr. A. Smith se vertrek uit Graaff-Reinet in Augustus 1834. Aan die begin van sy dagboek skrywe hy soos volg:

„Early in the morning commenced loading the wagons but in consequence of the irregularity of the Hottentots we were not able to get off from Graaff Reinet till about 5 o'clock p.m. I directed the wagons to be halted for the night at Pinnear's River while I was to join them in the evening, but from the state of intoxication which most of the drivers were in it was not possible to get them to halt till they reached the Oude Berg, a distance of three

87. Vgl. o.a. MacMillan, *C.C.Q.*, en Marais, *The Cape Coloured People*. D. Williams het in sy resente *When Races Meet* (Johannesburg, 1967) 'n skat van sendingargiefstukke geraadpeeg en gee heelwat en interessante inligting oor die Katrivier-nedersetting (pp. 113 vlg.). Soveel nuwe probleme kom uit hierdie en ander studies te voorskyn, dat die tyd aangebreek het om die rol van die Gekleurde in die Kaapse Oosgrensdistrikte uitputtend na te vors (veral in die Kaapse Argiewe) en indringend te ontleed. Intussen het mnr. J. C. Visagie, M.A., daarmee begin.

88. *Wild Sports of Southern Africa*, Kaapstad, 1963, pp. 9–10 en afbeelding teenoor p. 11 (Andries Africander); pp. 21–24 (aanhalings op pp. 23–24).

hours from Graaff Reinet. There I reached them about nine o'clock and found some very intractable"[89]

Ook as veewagters en arbeiders op hul landerye het die grensboere die Gekleurdes en Hottentotte nie hoog aangeskryf nie. Op die Boesmans as arbeiders kon nog minder as op laasgenoemdes gereken word. Hierdie primitiewe ras uit die Steentydperk het veel moeiliker in die grensboergemeenskap ingeskakel. Van slawe-arbeid is daar in die grensdistrikte nie ruimskoots gebruik gemaak nie; in elk geval het alle slawe in Desember 1834 ingeboekte arbeiders geword as oorgangsmaatreël tot volkome vrystelling vier jaar later. In dié oorgangstydperk het heelwat van hulle eerder 'n oorlas as 'n hulp vir die grensboere geword. Met die opeenvolgende Oosgrensoorloë waarin die spanning opgelaai het en gerugte in die grenssone versprei is, was die Xhosa as arbeider minder gewild; dikwels was hy onder verdenking as spioen of as veedief.[90]

In die dekade vóór die Groot Trek was daar dus 'n chroniese gebrek aan betroubare, bestendige, hardwerkende arbeiders. Allereers as potensieel waardevolle arbeiders is die Nie-Blanke immigrante derhalwe in die grensdistrikte verwelkom. Aanvanklik was die vlugtelinge, weens hul klein getalle en swak liggaamlike toestand, hul onvermoë om bekende tale te praat, en baarheid om hulle by die lewe in 'n Blanke gemeenskap aan te pas, as arbeiders nie so betekenisvol nie. Algaande het van die vroue en kinders wat eerste aangekom het, egter vaardiger geword. Baie van diegene wat alles verloor het, was gretig om weer op die been te kom en sekuriteit te verwerf. Wanneer hulle 'n redelike goeie meester gekry het, sou hulle langer in sy diens bly as die bovermelde rustelose koloniale arbeiders. By uitstek is die „Betsjoeanas" (Tswana), soos ook reeds hierbo vermeld, as getroue werkers hoog gewaardeer.

„You can form no idea" – so het die Setlaar T. Philipps in Maart 1828 aan sy suster uit Albanie geskrywe – „of the behaviour of our Bechuanas and the value they are to us. In their own Country they must have been a well regulated People, governed by regular laws, etc. etc. The way they bring up their children is most exemplary . . . Our little Sabina is everything to us, she waits at Table and her remarks and cleverness in repartee is a source of amusement to all. She is a most uncommon child, talks English perfectly, and neither in word nor action has she ever betrayed conduct unworthy of the daughter of a British subject. She is genteel in her appearance and was everything from the first. Her mother is a very superior person and now that we can understand her, we find her possessing extraordinary sentiments of Right, with an abhorrence of wrong."[91]

89. Smith, *Diary*, I, p. 57 (12 Aug. 1834).
90. Vgl. bv. Ay. 8/55: H. Somerset aan veldkornette Coetzee en Greyling, gedateer Tarka, 26 Okt. 1835: „no Kaffer, belonging to the Tribes of Hintza, Gaika or T'Slambie is on any account to be employed within your District".
91. Keppel-Jones (red.), *Philipps, 1820 Settler*, p. 335 (brief gedateer Glendour, 19 Maart 1828).

Op die noordoosgrens van die Kolonie kry ons dieselfde getuienis, ofskoon nie so vol lof nie. 'n Graaff-Reinetse boer het in Augustus 1834 'n hele kraal sogenaamde Betsjoeanas (Tswana), wat hulself „Batchlapies" (Thlaping) noem, in sy diens as veewagters. Hierdie Piet van der Merwe laat hom aan dr. Smith gunstig uit oor die Betsjoeanas. Baie van hulle is goeie veewagters, meen hy; andere is egter te lui om te werk. Tog meen hy dat die boere bevoordeel word deur hul teenwoordigheid in die Kolonie.[92]

Oor die Fingo's is sowel deur die Britse owerhede as die boere ook gunstig geoordeel. Hulle is as effektiewe en getroue soldate teen die Xhosas gebruik; en is planmatig binne die Kolonie gevestig met die aanvang van die Groot Trek. Soos hierbo reeds aangetoon, was hulle hardwerkend en het so 'n besigheidsin in die Oosgrenssone geopenbaar dat hulle die ekonomiese lewe gestimuleer het.[93] Uit Albanie, waar J. D. Nel en sy medeboere teen die end van 1833 oor die gehalte van hul veewagters kla, word getuig dat uit die geledere van die Fingo's nog getroues gevind kan word.[94]

Waar H. F. Fynn nog oor die Thembus se betroubaarheid as veewagters minder gunstig rapporteer, skyn dit asof die Blankes oor die algemeen dié Swart immigrante wat uit verre streke afkomstig was, die hoogste gewaardeer het. Daar is aanduidings dat Thembus en ander stamlede wat voorheen digteby die Kaapse Oosgrens gewoon het (soos ook die Xhosas), dit soms maklik gevind het om hul dienshere te verlaat en met hul eie besittings, en soms ander persone s'n, na hul land terug te keer.[95]

In die dekade voor die Groot Trek het die gehalte van die arbeid in die Oosgrensdistrikte verswak, maar lone het gestyg. Die instroming van duisende Nie-Blanke immigrante wat om enige werk, teen geringe vergoeding, verleë was, het verhoed dat die prys van ongeskoolde arbeid verder styg. Uit Bethelsdorp word in 1837 gekla „there has not been the same demand for labourers as formerly, a great number of Fingoes having come into the Colony, who are employed at lower wages than those usually given to Hottentots." Twee jaar later word uit 'n ander Londense sendingstasie, Theopolis, berig dat 'n naburige boer konstant weier om meer as 1s. per dag vir oesarbeiders in die volle, kort seisoen te betaal, in plaas van die gebruiklike 1s. 6d., omdat hy al die Fingo's wat hy nodig het, teen 1s. kan kry.[96]

Sonder om in te gaan op 'n vergelykende studie van lone aan Nie-Blankes in hierdie jare,[97] kan ons uittreksels uit twee amptelike registers uit die eerste

92. Smith, *Diary*, I, p. 61 (17 en 18 Aug. 1834).
93. Vgl. Ayliff en Whiteside, *History of the Abambo*.
94. L.G. 531 : no. 518, 10 Nov. 1838, aan Napier, pp. 58–59.
95. L.G. 408 : H. F. Fynn aan Hudson, 16 April 1837, pp. 198–199. Kyk die end van hierdie hoofstuk, waar die mobiliteit van die immigrante behandel word.
96. MacMillan, *C.C.Q.*, p. 253.
97. Die probleem is dat sorgelose, onverskillige beamptes nie die amptelike opgawes behoorlik bygehou het nie. Hoe meer 'n mens die statistieke ontleed, hoe meer besef 'n mens werklik hoe onbetroubaar die gegewens is wat aan ons nagelaat is. Vgl. bv.

helfte van 1833 self laat spreek. Die eerste, Tabel 1, is van die oorwegend Afrikanerdistrik Somerset[98] en die tweede, Tabel 2, van die Setlaardistrik Albanie.[99]

TABEL 1

**Register gehou te Somerset van kontrakte aangegaan tussen vreemde naturelle van oorkant die koloniale grense en inwoners van die distrik, ooreenkomstig Ord. no. 49, gedurende 1 Januarie tot 30 Junie 1833**

| Date of Contract | Master's Name | Servant's Name etc. | Time | Wages and Special Agreement (including food, lodging and clothing) |
|---|---|---|---|---|
| *1833* | | | | |
| Feby. 11 | Jacob van Heerden | January (Bechuana) | 12 Months | 1 Heifer |
| Feby. 14 | C. J. van Wyk | July (Bechuana) | " | 6 Goats |
| March 2 | P. G. Bothma | January and Rachel (Mantatees) | " | 10 Goats |
| May 6 | J. A. Beukes | April (Bechuana) | " | 1 Cow |
| May 14 | C. J. Harmse | Zwartbooy (Mantatee) | " | 1 Heifer |
| May 14 | C. J. Harmse | January (Mantatee) | " | 1 Cow |
| May 19 | Thos. Butler | April (Mantatee) | " | 1 Cow & Calf |
| May 20 | H. W. Hendrikz | April (Mantatee) | " | 1 Cow & Calf |
| June 10 | J. A. Beukes | Windvogel (Bechuana) | " | 1 Heifer |
| June 26 | P. W. J. Bouwer | January (Mantatee) | " | 1 Heifer |
| June 27 | P. L. van Heerden | Jonas (Bechuana) | " | 1 Heifer |

*The Cape of Good Hope Blue Books* vir die betrokke jare (in handskrif in die Kaapse Staatsargief tot 1837 en gedruk daarna). 'n Verdere probleem is dat sommige dienshere byvoordele ingesluit het en ander nie.

98. C.O. 2742: Kopie van register gehou in die Kantoor van die „Clerk of the Peace", Somerset, 3 Julie 1833, onderteken deur J. F. Ziervogel as vrederegter (gebind tussen nos. 51 en 52).

99. C.O. 2742: no. 52, P. McRosty, „Clerk of the Peace", Albanie, aan Waarn. Regeringsekr., Grahamstad, 18 Julie 1833, met kopie van register gehou en onderteken deur McRosty as „Clerk of the Peace", Grahamstad, 30 Junie 1833.

TABEL 2

**Dieselfde Register gehou in Grahamstad vir die distrik Albanie gedurende dieselfde tydperk**

| Date of Contract | Master's Name | Servant's Name | Time | Wages and Special Agreements |
|---|---|---|---|---|
| *1833* | | | | |
| March 19 | William Jewson | Mouth and wife Taba | 12 Months | £2 |
| April 1 | D. Venables | Hk. MacKinna | ,, | 2 cows and a calf worth £2-9s-6d |
| April 3 | John James | Tondiballo | ,, | 2 heifers worth 15s each |
| April 3 | John Carlisle | Tai | ,, | 2 cows worth 18s each |
| April 3 | John Carlisle | Chaa | ,, | 1 cow and 1 heifer worth 30s |
| April 4 | Edward Wainwright | Cabofan | ,, | 2 heifers worth 12s each |
| April 25 | J. Foxcroft | Jem | ,, | 2 cows worth 18s each |
| April 29 | Thomas Berrington | Jas, wife and child | ,, | 2 cows worth 18s each and a calf |
| April 29 | Alexander Bisset | Teenzee and wife | ,, | 2 cows worth 18s each and a calf worth 5s |
| May 4 | William Gilfillan | Mansi, 2 wives and 3 children | ,, | 2 cows worth 18s each and 2 calves |
| May 4 | J. J. C. Geyer | Zwartbooy | ,, | 1 cow |
| June 5 | John Atherstone | Febroeir (?) and wife Sabina | 6 Months | |
| June 22 | Thomas Slater | January and wife Sabina | 12 Months | 3 heifers worth 15s each |
| June 28 | Thomas Hartley | April and wife and daughter | ,, | 2 cows worth 18s each |

Die registers toon aan dat in hierdie distrikte in dié tydperk die minimumloon van een bees of ses bokke aan een volwasse manlike naturel vir 'n jaar diens uitgeloof is. Waar 'n man en vrou in diens geneem is vir die jaar, is 'n minimum van twee beeste of 10 bokke beloof; en waar nog 'n vrou en/of ook kinders bygehuur is, is minstens kalwers bygevoeg. Slegs in een enkele geval is hier geld aangebied. In die lig van die milieu waaruit die naturelle gekom het, is dit verstaanbaar. Die byvoordele, kos, huisvesting en klere, is moeilik om te bepaal: daar kan dus nouliks presiese vergelykings i.v.m. lone getref word. Net in geval van Albanie word die gehalte van die vee omskryf. Waarom Hendrik(?) MacKinna in Albanie bv. meer kry, kan nie sonder meer verklaar word nie.

Die administrasie van dié trekarbeid[100] in die geweldig uitgestrekte grensdistrikte het baie probleme opgelewer. Vir eers was die identifikasie van die duisende immigrante besonder moeilik. Uit 'n hele aantal steekproewe gemaak uit die amptelike verslae van Graaff-Reinet, Somerset en Albanie gedurende 1828 tot 1838, blyk dit dat akkurate beskrywings van die vlugtelinge erg problematies was. Weliswaar kon die lengte van elkeen presies gemeet word, die grootte van die gesin met elke lid se geslag kon gegee word, die gelaatstrekke en voorkomseienskappe kon genoteer word, met die name en stamherkoms, asook die geskatte ouderdom. Dan is ook die datums aangeteken waarop verskillende amptelike stappe soos die uitreik van passe, die ontvangs by 'n betrokke kantoor, die aangaan van kontrakte en die deurstuur na ander kantore, gedoen is. Die persoonlike voorkoms is egter soms met vae frases soos „pleasing countenance" of „stern looking" beskryf. Waar uitvoeriger beskrywings gegee word, soos „a well made countenance, high nose, a broad scar on the wrist of his left hand" of „a serious looking thick face, thick lips, tattoed marks on the temples", word identifikasie tesame met die presiese lengte en geskatte ouderdom vergemaklik. Die akkuraatheid van die persoonsname en stamherkoms was afhanklik van die gemak waarmee met die immigrante gekommunikeer kon word. Van baie van die eerstes wat in 1828 in Graaff-Reinet geregistreer is, is dubbele name genoteer, soos „August alias Zoola" met sy vrou „Candaas alias Tekazanna"; en „Noloaan alias Africa" met sy vrou „Marpone alias Diena". Die dubbele name verdwyn in Albanie en Somerset tydens die vroeë dertigerjare. Terwyl ons in Albanie enkele Engelse name aantref, is Bantoename oorwegend. In Somerset kry ons heelwat Hollandse name soos „Piet", „Geswind", „Platje", „Booy", en „Jephta"; maar dit word baie gewild om die name van maande aan die vlugtelinge te gee. „April" en „January" word eintlik verwarrend in hul menigvuldigheid. Teen 1836–1837 word baie Fingo's onder Bantoename, soos „Mbathla", „Ngabe", „Ubambo" en „Dondolo" genoteer; terwyl Betsjoeanas en Mantatees dikwels onder Hollandse name aangegee word.[101] Dit dui waarskynlik daarop dat eersgenoemdes in Engelstalige Albanie aangekom het, en laasgenoemdes in Hollandstalige streke.

Soos reeds tevore vermeld, verskaf sommige stamname, soos Mantatees, Betsjoeanas en Fingo's, slegs 'n breë aanduiding van die landstreek van herkoms van immigrante. Benaminge soos Tambookie (Thembu), Makawana of Amaquana (Kwena), Imboe (Embo uit Natal), Kafir (Xhosa) en Masoetoe is meer spesifiek en duideliker.[102] Alhoewel die Swart immigrante heeltemal oor-

100. Vgl. die gedeelte oor die mobiliteit van die Swart immigrante aan die end van hierdie hoofstuk.

101. Kyk die lyste in C.O. 2742 vir vroeëre registers, en L.G. 379: p. 103 vlg. en 159–171 en L.G. 408: Return of Passes granted to Tambookies since 23rd January 1837, nos. 1–12.

102. Kyk veral die lyste in C.O. 2742. Lye in sy aangehaalde studies „The distribution

wegend is, kry ons tog ook 'n aantal Boesmans en Korannas uit die noordelike en sentrale grensstreke. Naas die breë Swart stroom is daar dus 'n kleiner Bruin stroompie.

Die geskatte gemiddelde ouderdom van die volwassenes was sowat 30, en as die hele aantal kinders in ag geneem word, moet dit heelwat laer gewees het. Talle gesinseenhede kom aan, soms met meer as een vrou, soos Orfaan (35), 'n Thembu met twee vroue en nege kinders; wat egter uitsonderlik was. Dié lewenskragtige arbeiders was 'n goeie aanwins vir die koloniale arbeidspoel, wat ook opleidingsgeleenthede gebied het.[103]

Gesien die chaotiese toestande waaronder die vlugtelinge die grensdistrikte ingestroom het, moet aanvaar word dat 'n hoë persentasie van hulle nooit amptelik aangeteken is nie. Bovermelde verteenwoordigende voorbeelde gee egter 'n aanduiding van heersende gebruike en tendense. Soos die Hottentotte in vroeëre jare, het baie van die immigrante vinnig begin verwesters en is hulle al hoe meer in die grensgemeenskap ingeskakel. Dáár het hulle 'n belangrike sosiaal-ekonomiese plek begin beklee. Oor die algemeen het hulle die grensboer onderskraag in die moeilike jare wat hy nou belewe het. As arbeiders was hulle dikwels 'n uitkoms. Hulle was verleë om werk, was gretig om te leer en in hul leertydperk lae lone te aanvaar sodat hulle weer vee kon bekom. Teen 'n bees of twee per jaar was rehabilitasie 'n lang proses. Diegene wat van hul stamgenote afgesny was, was bereid om hulle stewiger met hul gesinne te vestig. Kennismaking veral met die tegnologiese wondere van die Westerse beskawing het baie van hulle aangevuur om hul geleenthede aan te gryp. Behalwe die uitlewing van hul drang om weer beeste te besit en tegelyk allerhande nuwe vaardighede aan te leer, wou talle ook vuurwapens en perde bekom. Òf hulle na hul eie land sou terugkeer, òf hulle hul in die Kolonie beter wou laat geld – dit sou hul status verhoog. In sekere Blanke kringe het „Betsjoeanas" en Fingo's as toegewyde, lojale bediendes en soldate bekend geword. So kon sommige immigrante in hul nuwe verbande stewig wortel skiet.

Dit is so dat rustelose, rondswerwende bendes vlugtelinge die onrus in die grensdistrikte verhoog en boerderybedrywighede belemmer het; tog kan daarteenoor die stewige, positiewe bydraes van die immigrante gestel word. Hul waarde as arbeiders is reeds beklemtoon. Oor juis dié streke waarin die Afrikaner-grensboere besonder belang gestel het, het die Tswanas, die Korannas, die „Mantatees", die Basoeto's en die Fingo's (met talle Natalse stamelemente) oor heelwat gespesialiseerde kennis beskik. Aan hul dienshere kon hulle waardevolle inligting verskaf, as tolke ageer en as wadrywers en touleiers optree. Alhoewel die bronne swyg oor hoeveel van dié immigrante hulle noord-

of the Sotho peoples after the Difaqane" en „The *Difaqane*: the *Mfecane* in the Southern Sotho area" slaag ook nie daarin om deeglik te onderskei tussen verskillende immigrantegroepe nie.

103. Kyk die lyste in C.O. 2742.

waarts met die Voortrekkers begeef het, is dit duidelik dat die Voortrekkers moeilik uit die gevestigde koloniale arbeidsbronne geput het. Van die ingeboekte slawe wat meegeneem is, het heelwat weggeloop; trouens baie van die onwillige, wispelturige of vreesagtige Gekleurdes het dieselfde gedoen: die groot oop ruimtes het gewink. Juis gedurende 1834 tot 1838 het die vrystelling van die slawe die Gekleurdes in die Kolonie rusteloos gestem. Die mense van Suid-Afrika was nou in beweging: Blanke Trekboere en Voortrekkers, asook talle Swart en Bruin individue, families, groepe, bendes, fragmente van stamme. 'n Tyd lank sou hulle in beweging bly. Onder hierdie omstandighede sou van die Nie-Blanke vlugtelinge geneig wees om minstens tot in die Trans-oranje of tot in die westelike streke van Natal met die Voortrekkers – in goeie beskerming – hul geboorteland, familielede, vriende en stamgenote weer te gaan opsoek. Indien slegs 'n paar honderd uit hul duisende daartoe beweeg is, verleen dit aan hulle 'n besondere rol in die Blanke grensboergemeenskap in beweging wat as die Groot Trek bekend sou word.[104]

In die breë het die Nie-Blanke immigrante dieselfde rol in die grensdorpe as op die plase gespeel. Op die snel ontwikkelende grensdorpe, met die interaksie tussen die groot verskeidenheid van grensbevolkingselemente, was die beïnvloeding meer intiem en dinamies as op die meer behoudende boereplase. Omdat weinig Afrikaners uit die dorpe getrek het, was dit, wat die Groot Trek betref, van veel minder direkte betekenis.

In die dekade voor die Groot Trek het die instroming van Nie-Blanke vlugtelinge presies gesinchroniseer met die opkoms van die grensdorp;[105] en derhalwe sou dit 'n natuurlike heenkome aan die immigrante bied. Vir die Britse owerheid, wat heelwat probleme met die vlugtelinge ondervind het, was dit 'n vanselfsprekende oplossing dat hulle hul daar op die arbeidsmark sou aanbied. Daar het reeds te veel van hulle sonder gereelde werk rondgeswerf en op die onrustige boereplase kon nouliks groot getalle geabsorbeer word. Koloniale sendingstasies het nou meer dikwels die wind van voor gekry en sou nie meer groot getalle kon huisves nie. Op die Katrivier-nedersetting vir Ge-

104. Die veld lê braak vir verdere navorsing oor die rol wat dié Swart vlugtelinge uit die *Difaqane* in die Kaapkolonie gespeel het. Wat was hul rol, indien van betekenis, in die Kaapse westelike distrikte? Vgl. bv. Rex Papers, Lêer 6, briewe van George Rex, Sr. aan sy seun F. Rex, 18 Sept. 1835 en volgende briewe (S.A.B.). Afgesien daarvan dat die *Difaqane* relatief onbevolkte streke vir die Voortrekkers voorberei het, het die Swart immigrante wat as gevolg van die *Difaqane* na die Kaapkolonie gekom het, soms meegewerk om deur vergroting van onrus die Groot Trek te veroorsaak en, volgens algemene aanduidings, ook soms meegehelp om arbeiders, tolke en verspreiders van inligting oor die binnelande te voorsien in 'n kritieke fase van die Groot Trek. Ongelukkig is daar uiters min inligting beskikbaar oor presies watter soort Nie-Blanke bediendes saam op trek gegaan het. Vgl. *Vm.*, II, p. 219 en VI, pp. 12–15; Walker, *The Great Trek* (1965), p. 123.

105. Vgl. Hoofstuk IV.

kleurdes en Hottentotte het heelwat van hierdie vlugtelinge onwettig 'n heenkome gevind.[106]

Op die oudste, maar nou vinniger ontwikkelende grensdorpe, Graaff-Reinet en Uitenhage, en op nuwes soos Port Elizabeth, Grahamstad, Somerset (-Oos), Cradock en Colesberg, was betroubare en bestendige arbeiders essensieel. Die snel aanwassende Blanke dorpsbewoners moes huis- en tuinbediendes hê; die winkeliers, handelaars, nyweraars en ander ondernemers, en ook die enkele professionele manne, kon sulke nuwe arbeidsbronne goed gebruik. Op die in baie opsigte nog landelike grensdorpe het die nuwe aankomelinge hulle redelik goed ingepas. Trouens, die dorpslewe was in baie opsigte aantrekliker vir hulle as die plaaslewe. Daar was hulle veiliger, hul lone was bes moontlik hoër en die sosiale lewe geselliger. Op tradisionele wyse kon hulle met stamgenote in hul eie taal omgaan; daar kon gedans en bier gedrink word. In die vroegste ontwikkelingstadium van die dorpe, toe daar heelwat landelike kenmerke behoue gebly het, soos ruim woonplek met tuinmaakgeleenthede en volop weiveld, alles binne maklike bereik van die sentrum van die dorp, is immigrante beslis toegelaat om op of langs hul werkgewers se grond eie hutte of huisies te bou, tuin te maak en 'n paar stuks vee aan te hou. Met die verdere uitbreiding van die dorp, is daar aanduidings dat lokasies vir Nie-Blankes op die buitekant van sommige dorpe ingerig is; waar sekere groepe immigrante hulle by geleentheid volgens eie stamverband, geloof of keuse kon vestig. Waar dit gebeur het, soos by Uitenhage, moes die immigrante al meer tuis begin voel het en sou hulle minder geneig wees om hul omswerwinge voort te sit: dit het hulle aan hul ou kraallewe herinner.

Eerw. W. Elliott rapporteer in 1843 dat daar in die dorp en omgewing van Uitenhage reeds 'n aansienlike aantal „Betsjoeanas" en Fingo's gewoon het. „The Bechuanas,'" gaan hy voort, „are an orderly, industrious people, chiefly occupied as herds, day labourers, or domestic servants. They have, with few exceptions, embraced the Christian Religion, and form a valuable part of the Mission Church in this place. None of the evils complained of obtain among this people. They are for the most part located apart from any other tribe and their location is under the immediate supervision of the Missionary." Oor die Fingo's is sy verslag minder gunstig: „The great body of Fingoes occupy a location to the east, but a few scattered families live to the west of the Zwartkops River. They are occupied as herds, day laborers and domestic servants and supply the inhabitants of the town with fuel. It is among this class of foreigners that some of the evils, complained of by the Presbytery, obtain." Onder die heidene heers naamlik die lobola-stelsel en veelwywery is algemeen. Hul liggame word met klei besmeer en hulle hou onsedelike danse. Sommige Fingo's het dit dan ook nodig gevind om weg te

106. Ay. 9/7: D. Campbell aan Waarn. Regeringsekr., 7 Junie 1833, pp. 25-38 en J. C. Visagie, *Willem Fredrik Hertzog, 1792-1847* (ongep. M.A.-verh., Unisa, 1971), Hoofstuk VI.

trek uit die Fingo-lokasies. Die sendeling Elliott beveel aparte lokasies aan net vir Christen-Fingo's. Hy wys verder daarop dat baie Fingo-mans as steenmakers, boere en dagarbeiders werk; terwyl die vroue en kinders as veewagters en melkvoorsieners by dorpsfamilies optree. Hulle dra reeds Europese klere.[107]

Dit was die kerkraad van Graaff-Reinet wat gekla het dat heidense gebruike daar onder immigrante sou posvat. Die vorige paar jaar – so is beweer – was daar 'n aansienlike instroming van Fingo's en ander stamme van oorkant die grens in dié gemeente, waarvan baie by koloniste in diens was as veewagters of huisbediendes, terwyl ander in aparte en selfstandige gemeenskappe op verskillende plekke gewoon het, waar hulle toegelaat mog word. Die Siviele kommissaris weerlê die bewering dat daar kort tevore so 'n instroming was. Terwyl groot getalle in diens van boere is, is daar min op die dorp Graaff-Reinet. Hy voeg by dat dit teenstrydig is met Ordonnansie No. 49 dat immigrante in aparte en selfstandige gemeenskappe woon: hul moet in diens tree by Blankes. Hul kom nie bra byeen om hul nasionale danse te beoefen nie; en sommige woon die Hollandse Kerkdienste by.[108] Dat kontemporêre getuies so verskil oor die rol van die swart immigrante hier, illustreer ons

107. L.G. 540: Aan siviele kommissaris Van der Riet, gedateer Uitenhage, 27 Nov. 1843, pp. 179–185 (aanhaling op pp. 179–180), deurgestuur deur Van der Riet met sy brief van 4 Des. 1843 aan die Luit.-goew. se kantoor. Vgl. verder MacMillan, *C.C.Q.*, p. 268.

Die Quaker J. Backhouse noteer in sy joernaal op 23 Des. 1838: „A Fingo school is also kept on First-day at Uitenhage . . ." (*Extracts from the Journal of James Backhouse . . . to South Africa*, Seventh Part, Londen, 1840, p. 62). Volgens die godsdiensverslag van 1838 deur die Ned. Geref. Gemeente Uitenhage opgestel, was daar op dié dorp 'n aparte Sondagskool vir die heidene, wat Fingo's en Gekleurdes ingesluit het (N.G. Kerkargief, Kaapstad, R3/2, p. 19, waarna ds. A. P. Smit verwys in *Ligbaken aan die Swartkops*, p. 44).

108. L.G. 540: Memorial of the Presbytery of Graaff Reinet aan Luit.-goew., 12 Okt. 1843 en die Siviele Kommissaris van Graaff-Reinet se verslag, 13 Nov. 1843, p. 174 vlg. Vir vroeë weiregte op die dorp Graaff-Reinet, kyk MacMillan, *C.C.Q.*, pp. 268–269.

109. Hier is ruim geleentheid vir verdere navorsing. Oor die vroeë vestiging van die naturel in die Kaapse dorpe is ons kennis baie gebrekkig. Vgl. o.a. Schapera, *Western Civilization and the Natives of South Africa*, pp. 159–160; W. en T., *O.H.S.A.*, I.

110. L.G. 535: No. 826, Memorial of members of a Congregation denominated Protestant Dissenters . . . connected with the London Missionary Society, aan Luit.-goew., gedateer Port Elizabeth, 4 Feb. 1839, pp. 109–111. Kyk verder *Extracts from the Journal of James Backhouse*, Seventh Part, pp. 56–57. Op 14 Desember 1838 vermeld hy dat 'n groot aantal Fingo's „are located in great numbers just out of the town, in beehive huts, and are generally industrious and saving, but they are beginning to acquire a taste for intoxicating liquors." Op Sondag 16 Desember 1838 gaan Backhouse „to a school at a kraal or village of Fingoes, about a mile out of the town, where J. Williams had also had a school in the forenoon". Vgl. ook *Missionary Notices, &c.*, 1835–1837, no. 263, Nov. 1837, pp. 559–560, joernaal van eerw. R. Giddy, 18 Maart 1837.

probleem om 'n heldere beeld te rekonstrueer.[109] Vermoedelik was daar in die jare dertig reeds 'n klein aantal immigrante op die dorp Graaff-Reinet gevestig en het hulle begin om om die dorp saam te trek.

Inderdaad vind ons te Port Elizabeth teen Februarie 1839 'n spesiale dagskool net vir Fingo's wat deur die Londense sendelinge opgerig is en wat gewoonlik deur 50 tot 60 leerlinge daagliks bygewoon word. Daarby is daar ook 'n Sondagskool net vir Fingo's; en 'n Fingo-gemeente ingeskakel by die sendingstasie. Dit is dus duidelik dat daar reeds heelwat Fingo's in die snel ontwikkelde hawestad aangekom het, waar hulle ook met die op- en aflaai van skeepsvrag behulpsaam kon wees.[110]

Te Grahamstad was daar beslis vroeg reeds Fingo's gevestig. Die Wesleyaanse sendeling Haddy het in Oktober 1835 gerapporteer dat hulle die vernaamste deel van die naturellegemeente daar uitgemaak het. Baie van die Fingo's, verklaar Haddy, het reeds 'n tyd lank in die Kolonie of op Wesleyaanse sendingstasies in Kafferland gewoon; en 'n aantal kon Hollands verstaan. Dit dui op 'n volgehoue nouer kontak met inwoners van die grenssone.[111] Eerw. W. B. Boyce bevestig dit toe hy eerw. W. Shaw van Grahamstad se mening gee dat net in die omgewing van Grahamstad alleen daar 200

Eerw. F. Owen van die Church Missionary Society skryf op 21 November 1838 uit Port Elizabeth aan sy Londense hoofkantoor dat, terwyl die Hottentotte in 'n treurige toestand verkeer, die „Fingoes are happily the reverse of the Hottentots. They are an honest, industrious, sober, thrifty set of people . . . Some . . . who live outside of this town are beginning to frequent the brandy shops, which till lately was an unheard of thing . . . They are divided into clans, & have their nominal chieftains. Many live in small villages of huts in the neighbourhood of towns." Die oorspronkike brief berus in die Local History Museum, Durban. Dat Owen reeds goed kennis gemaak het met Port Elizabeth en omgewing sedert 22 Junie 1838, blyk uit 'n vroeëre brief op 7 Julie 1838 uit Port Elizabeth aan Londen gerig. Die oorspronklike daarvan berus in dieselfde Museum.

Vir die bevolkingsamestelling van Port Elizabeth in 1835–1836, vgl. L.G. 55: p. 124 vlg.

111. D. Williams, *The Missionaries on the Cape Eastern Frontier*, p. 266 (hoofsaaklik uit die Wesleyaanse Sendingargief geput).

Fingo's het vanaf 1836 in groter getalle in Grahamstad begin aankom. Op 16 Junie 1836 rapporteer eerw. Monro aan eerw. Ellis, van die Londense Sendinggenootskap in Engeland, dat etlike honderde in die grensdorp aangekom het. Spoedig het vestigingsprobleme ontstaan. Hul hutjies is sonder verlof gebou op dorpsgronde wat as gemeenskaplike weiding gebruik is deur boere wat die vername mark aldaar besoek het. In 1838 het Chadwick, wykmeester, namens die inwoners van Wyk 8 formeel gekla oor die groot getalle Fingo's en ander Nie-Blankes „who had located themselves upon open lands in the ward". Later is ook gekla dat Fingo's dikwels die dorpsinwoners ontstig deur kaal in die strate te verskyn. Die arbeid van die Fingo's is egter gewaardeer (die vroue het bv. water aangedra), asook later hul lojaliteit en vegvermoë aan Blanke kant. Kyk K. S. Hunt, *The Development of Municipal Government in the Eastern Province of the Cape of Good Hope with special reference to Grahamstown 1827–1862* (in Arg.-jaarboek vir S.A. Gesk., 24ste jg., 1961, pp. 154–155 en 205–208, met die aanhaling op p. 206).

tot 300 Kaffers, „Betsjoeanas", Fingo's en ander Nie-Blankes is „who by industry having acquired property in cattle and money, and by long residence in the colony have become aware of the value of the possession of legal rights and the security of property, consider themselves as Colonial subjects since they never intend to leave its territory." Boyce en Shaw bepleit derhalwe dat hulle met regeringsteun in dorpies gevestig word.[112]

Hoe sake ook al op die onderskeie grensdorpe verloop het, is dit vanselfsprekend dat die immigrante daar in veel nouere kontak was met die Blanke grensbewoner as draer van die Westerse beskawing; en gevolglik is hul lewenswyse sterker en breër beïnvloed. Hulle het meer gespesialiseerde werksoorte begin doen, is bes moontlik spoedig met geld betaal, en het gou geleer om daarmee Europese klere, voedsel en drank te koop. Omdat hulle meer dikwels na die sendeling en predikant kon luister, kon hulle, desnoods in hul stamgroep, hulle by 'n Christelike gemeente aansluit. So kon die immigrant steeds vinniger en op meer terreine verwesters. Wanneer hy dan in meer behoeftes vir hom en sy gesin moes voorsien, het hy geleer om harder en gereelder te werk ten einde meer geld te verdien. Vele aanpassings is van hom en sy gesin geverg. Hulle moet vertroud raak met 'n vreemde regstelsel. Hulle moet leer lees en skrywe; Hollands en/of Engels word, na gelang omstandighede, aangeleer sodat algaande al hoe beter gekommunikeer word en groter vaardigheid verwerf word in meer geskoolde werkkringe. In 'n tyd van toenemende belangstelling in die talle nuwe stamme en tale van Suidelike Afrika word uit die geledere van die knapste immigrante ook tolke en onderwysers opgelei. Weens die Britse owerheid se besparingsbeleid word egter slegs morele steun gegee aan die Wesleyaanse Sendinggenootskap se ondernemende onderwysbeleid.[113]

Teen die middel van 1837 het die Genootskap te Clumber digby Bathurst in Albanie 'n gemengde dagskool vir alle rasse en lidmate van alle kerke opgerig. Regeringsteun is egter geweier.[114]

Dieselfde tyd het William Shaw namens dieselfde Genootskap met 'n belangrike nuwe versoek gekom. Hy deel Napier mee dat, aangesien die Wesleyane begerig is om onderwys te bevorder onder die naturelle, 'n skool in Grahamstad opgerig is, genaamd die „Watson Institution." Daar studeer reeds ses seuns „who are boarded, clothed and educated, in order to qualify them to act at some future period, either as schoolmasters or interpreters for the several tribes to which they respectively belong". Hul bekwame onderwyser daar verstaan Kaffertaal (Xhosa) en in sy klas sit leerlinge uit Xhosa-, Betsjoeana- en Griekwa-volke. Shaw verduidelik dat die skool opgerig is „from a

112. *Notes on South-African Affairs*, Londen, 1839, pp. 132–133. Vgl. ook *ib.*, pp. 63–64.

113. Vgl. Hoofstuk V vir 'n kort ontleding van die Britse beleid; vir 'n uitvoeriger studie raadpleeg Muller, *Britse Owerheid*.

114. L.G. 538: no. 1079, Shaw aan Napier, ongedateerd (ontvang 12 Julie 1838), met notas deur Stockenstrom, Bell en Napier, pp. 130–133.

deep conviction that no means at the disposal of the Colonial Government, or of the Missionary Societies, can ever be adequate to the support of the requisite number of schools amongst the native tribes, unless an efficient body of *Native teachers* can be raised up; . . . and it is also found to be very desirable that the Chiefs, on the one hand, and the Colonial Government on the other, as well as the Missionary Agents, should from time to time be provided with good native interpreters, while experience shews, that to train native youths in a place like Grahams Town, where the English language is currently spoken, is the most likely way to provide the requisite supply of well qualified interpreters". Sonder regeringsteun sou die skool beswaarlik in stand gehou kon word en sal die beoogde uitbreiding onmoontlik wees. Omdat die Genootskap besef dat die Regering graag wil bevorder „the education of the Natives within and beyond the immediate borders of the Colony", vra hy £100 per jaar. „The course of instruction," verklaar Shaw, „shall be confined to the English and *Native languages*, and shall include *reading*, *writing* and *arithmetic*, with such other branches of *general knowledge*, as circumstances will allow, and which may come within the range of an English education. And so far as it may not interfere with the primary object of the institution, the youth shall also be instructed in some of the more *useful mechanical* arts." Dan word sterk beklemtoon „that the best conceived, and most efficiently executed system of border policy; – *must fail* to produce the desired results, *unless connected with strenuous efforts for promoting the education and civilization of the Native tribes*". Die owerhede staan baie simpatiek teenoor die skema, en stem met baie van die argumente saam, maar voel dat regeringsgeld nie aan een sendinggenootskap vir hierdie doel voorsien kan word nie; om dit tot ander uit te brei, laat beskikbare gelde weer nie toe nie. Daarom word dit geweier.[115]

115. L.G. 538: no. 1077, Shaw aan Napier, ongedateerd (ontvang 12 Julie 1838), met notas deur Stockenstrom, Bell en Napier, pp. 123–126.

Die „Watson Institution" was dus 'n normaalskool vir die opleiding van Bantoe-onderwysers, en is genoem na ene mnr. Watson wat 'n groot belangstelling daarin getoon het en ook meegewerk het in die oprigting daarvan. Eerw. W. Shaw het self die eintlike inisiatief geneem toe hy in 1834 die planne daarvoor goedgekeur het. Teen 1838 het die projek die stigting van takke op elke sendingstasie ingesluit; asook nywerheidsopleiding en die opleiding van die seuns van hoofmans. Die hoofinrigting was nou te Grahamstad. Die „Watson Institution" by elke sendingstasie was 'n mislukking, hoofsaaklik weens 'n gebrek aan geld. Dit lei egter tot die latere nywerheidskole. Kyk die *Wesleyan Missionary Reports*, 1834, p. 45 en *S.A.B.W.*, I, p. 743. Selfs in vergelyking met dr. A. E. du Toit se gegewens in sy *The earliest British document on Education for the Coloured Races* (Mededelings, Unisa, C34, 1962) en in *The earliest South African documents on the Education and Civilization of the Bantu* (Mededelings, Unisa, C.47, 1963), is Shaw se projek baie vroeg.

Dat daar soms 'n ernstige behoefte aan doeltreffende tolke was, blyk uit insidente deur die Wesleyaanse sendeling John Edwards in sy *Reminiscences of the early Life and Missionary Labours* (Grahamstad, 1883) verhaal. 'n Prediker se oorspronklike

Onder die omstandighede kon daar nie veel van 'n skema kom wat eintlik 'n langtermynbeleid weerspieël het en in die onmiddellike toekoms slegs enkele Nie-Blankes sou begunstig nie. Dit illustreer egter hoe die uitdagings van hierdie oorgangstydperk, rakende die rol van Nie-Blankes, gehanteer is. So 'n gespesialiseerde onderneming sou slegs in 'n grensdorp aangedurf kon word; want dit was waar die verskillende kulture in Suid-Afrika met wedersydse beïnvloeding gekonfronteer is.

Omdat daar oor meer as 'n geslag volgehoue oorlog deur Zoeloe-imperialisme na Suidelike en Sentraal-Afrika gebring is, het Swart en Bruin volke dikwels na uitgestrekte vlaktes en woestyne, onbegaanbare bergkruine, diep klowe, ruie rivierbeddings en digte woude gevlug om weg te kom van dood en armoede. Ook het hulle verhuis om sekuriteit te vind by leiers wat vertroue ingeboesem het. Die Basoetoleier Moshesh se opkoms in hierdie verband is reeds in Hoofstuk II geskets. In November 1838 skryf Seretse se seun namens sy vader, die opperhoof van die Batlhware, uit Kuruman aan die Britse owerheid ,,. . . we are entirely impoverished, for our spears are nothing. Again I have been saved by Moffat, in the wars which vexed us in times past . . . When wars scattered the people I dwelt with him and I found safety in him . . ."[116] Die Kaapse noordelike grensdistrikte het nou in besonder die mobiele Swart en Bruin immigrante aangetrek. Dáár was nie alleen die sekuriteit waarna baie van die gewone stamlede so verlang het nie, maar ook die kans om die geweer en perd te kry wat hulle as krygsinstrumente in die hande van Griekwas en Korannas so uitnemend bewys het. Diegene van die rustelose swerwers wat later verlang het om na hul vaste tuiste terug te keer, kon dit dan met groter mag doen.

Baie van die Nie-Blanke immigrante wat so lank heen en weer beweeg het, het gewoond begin raak om mobiel te lewe. Dit het deel van hul lewenswyse

Hollandse woorde ,,Jesus Christus is de Zaligmaaker van de wereld" word in Engels weergegee as ,,Jesus Christ was the *Saddle-maker* of the world". Gedurende die Sesde Oosgrensoorlog, toe daar heelwat agitasie onder die naturelle was, wil eerw. Jenkins hulle aanmoedig om vir beskerming hulle vertroue op God te vestig. Sy woorde was ,,Pray to God, and trust in Him. He is more able to defend you than powder and ball". Die tolk vertaal toe: ,,Pray to God, and He will *give* you plenty of powder and ball." (p. 44).

116. G.H. 19/4: 8 Nov. 1838. Die oorspronklike brief met die Engelse vertaling berus hier. Die identifikasie van die stam, in die dokument as ,,Batlarees" beskryf, is deur prof. D. Ziervogel as waarskynlik bestempel. Soos Seretse, kla die opperhoof Mahure ook uit Kuruman aan die Britse owerheid oor die verdere onrus deur die Korannas en Griekwas veroorsaak. (G.H. 19/4: 6 Nov. 1838.) Uit talle kontemporêre getuienisse is dit baie duidelik dat, na die primêre mobielmaking van miljoene deur die *Difaqane*, daar 'n sekondêre in-beweging-bring was van duisende deur die Griekwas, Korannas en ander Basterelemente. Omdat dit so na aan die koloniale noordgrens was, het heelwat Swart en Bruin immigrante egter as direkte gevolg daarvan suidwaarts na Blanke beskerming gevlug.

begin word. Talle draers van ovaal skilde en steekassegaaie het later geleer om wes van die Drakensberge in 'n avontuurlike swerwerslewe redelik maklik vee te buit; dit te verteer en 'n verdere avontuurlike rowersbestaan te soek na nuwe geleenthede om weer veeryk te word. 'n Gevestigde bestaan waarin landbou ook 'n belangrike rol gespeel het, was nie meer so aantreklik nie. Ambisieuse jong krygsmanne kon talle heroïese dade aandurf waarvoor hulle in talle prysliedere besing sou kon word. Rykdom het saam met roem aanloklik gewink. So is 'n mobiele lewenswyse in die hand gewerk. Soos die Afrikaner-trekboer in die agtiende eeu aan 'n beweeglike lewenswyse gewoond geraak het, so het Swart en Bruin immigrante in hierdie vroeë jare van die negentiende eeu ook daaraan gewoond geraak en, in sommige gevalle, daardeur bekoor geraak. Die *Difaqane* en sy nadraai was die tydperk waarin die krygsaanvoerder as held kon uittroon, 'n held wat oor groot afstande heroïese dade kon verrig, dade waardeur hy lank daarna nog kon besing word.

In die Kaapse grensdistrikte, waar die gewone Swart en Bruin immigrante met hul vrouens en hul kinders geneig was om tot rus te kom en waar die krygsleier ontmoedig is om sy bedrywighede voort te sit, het verskeie omstandighede nietemin daartoe meegewerk om hulle mobiel te hou. Te veel van hulle het in te groot groepe tegelyk ingekom. Aan die letter en gees van Ordonnansie No. 49 het die aankoms van sulke groepe nie voldoen nie. By die lewe dáár kon baie van die immigrante hulle moeilik aanpas. Daar was 'n rusteloosheid om die aanvanklike lae lone te verbeter deur verder te swerf, sodat ook meer aantreklike werkstoestande geniet kon word, hetsy by ander boere, hetsy in sosiaal geselliger dorpskwartiere. Deur aanvanklik hard te werk om gou weer iets te besit, het van die immigrante later geprobeer om hulle geluk onder hul minder welvarende rasgenote oorkant die koloniale grense te beproef. In status sou hulle daar kon wen.

'n Baie vername faktor was die feit dat die grensboere, wat baie van die immigrante as veewagters betroubaar gevind het, hulle op gebruiklike wyse met gewere bewapen het om hulle vee doeltreffender teen talle gevaarlike rowers te beskerm. Dié immigrante het dus vaardig geword in die hanteer van vuurwapens. Later sou dit hulle noop om met hul eie gewere, met heelwat kundigheid in die onderhoud en herstel daarvan, trots die Kolonie te verlaat in die hoop om hulself oorkant die grense kragtig te laat geld in oorlog en in die jag. Gewoonlik het dit nuwe immigrante aangespoor om dieselfde in die Kolonie te kom soek. H. F. Fynn, Britse agent in Thembuland, skryf in April 1837 van daar dat gereelde verbindinge onderhou word tussen naturelle in die Kolonie en hul volksgenote daarbuite, wat periodiek besoeke daar gaan aflê.[117] Passe vir hierdie doel kan beswaarlik uitgereik word en dit skep probleme. Fynn voeg daarby dat die doel van die wet wat die handel in wapens verbied, heeltemal verydel word deurdat die veewagters van

117. L.G. 408 : H. F. Fynn aan Hudson, 16 April 1837, pp. 198–200.

die boere vry is om wapens en ammunisie te koop, waarmee hulle dan by beëindiging van diens na hul land terugkeer.

Dieselfde verhoogde mobiliteit tref ons onder dorpsbewoners aan wat bv. as tolke opgevoed word: hul vergrote kennis en vaardigheid noop hulle om dit in ander dorpe of oorkant die grense beter te gaan beoefen; en daarmee hulle status verder te verhoog.

Daar is dus twee tendense wat saamwerk om beweeglikheid onder hulle te verhoog: die neiging van owerheidsweë om oortollige en gevaarlike immigrante aan Ordonnansie No. 49 te laat konformeer of hulle uit die Kolonie te deporteer; en die strewe onder talle immigrante om self na 'n tyd weer die Kolonie te verlaat.

Presies hoe beweeglik was die immigrante? Was dit 'n volgehoue mobiliteit wat 'n stelsel van trekarbeid in die Kaapse grensdistrikte meegebring het? Allereers moet beklemtoon word dat duisende van die immigrante, nieteenstaande Ordonnansie No. 49, nie in die grensdistrikte vaste diens aanvaar het nie, maar oor groot afstande deur verskillende distrikte rondgeswerf het. Lede van talle stamme word in dié verband genoem in berigte uit ver uitmekaar geleë wyke. Hoofsaaklik was dit egter Fingo's, Thembus en Betsjoeanas wat in groter of kleiner bendes rondgeswerf het. In ruie streke soos Olifantshoek en die Winterberg, waar dit uiters moeilik was om hulle voor te keer en te deporteer, was hulle 'n ernstige belemmering vir alle boerderybedrywighede. Hulle het van hul stamgenote en ander immigrante wat by boere as veewagters op afgeleë dele van die plase gewerk het, seker nog rusteloser gemaak as wat hulle reeds was.

Ofskoon die betroubaarheid as veewagters van sommige van die immigrante dikwels aangeprys is (veral in vergelyking met ander bediendes), is dit nietemin duidelik dat 'n rustelose gees hulle so mobiel gehou het dat verreweg die meeste nie lank op een plaas gewerk het nie. Nadat hulle as baar en rou arbeiders, wat moeilik of glad nie met hul base kon kommunikeer nie, digteby die koloniale grense as hulpbehoewendes deur boere in diens geneem is, word hulle onder Ordonnansie No. 49 slegs vir kort termyne geregistreer. Die filantropiese motief dat hulle vir nie meer as 'n jaar kontraktueel gebonde moet wees nie, het dus trekarbeid bevorder. Teen daardie tyd het baie van hulle bes moontlik reeds van rondswerwende immigrante verneem dat hul eerste, karige vergoeding, elders verbeter kon word; of dat die lewe in die grensdorp interessanter, geselliger en lonender sou kon wees.

Dat baie van die Blanke inwoners van die Oosgrensdistrikte self beweeglik was, het heelwat daartoe bygedra om hul Nie-Blanke bediendes beweeglik te hou. Britse Setlaars het uit die rustelose platteland van Albanie na die nuwe grensdorpe verhuis, of plase in ander aantrekliker distrikte gekoop. Afrikaner-grensboere het besonder mobiel geword en op groot skaal as Voortrekkers begin wegtrek. Ander Afrikanerboere het weer die kans benut om beter en rustiger plase teen lae pryse te soek. Gedeeltes van die distrik Graaff-Reinet,

soos Pretoriuskloof, en gedeeltes van die distrik Uitenhage, soos die Onder-Boesmansriver, wat deur die Groot Trek bykans ontvolk van hul Afrikanerboere is, het dus ook grootskaalse Nie-Blanke migrasies tot gevolg gehad.

'n Verder vername faktor wat Nie-Blanke trekarbeid in die hand gewerk het, was die volgehoue onrus in die Oosgrensdistrikte as gevolg van die lang reeks grensbotsings met die Xhosas. Vanaf die eerste aankoms van Nie-Blanke immigrante het die onrus op die grens voortgeduur. Fingo-, Thembu- en Betsjoeanaveewagters wat afgerig is om met vuurwapens en met perde te werk, se lewe is juis daardeur in gevaar gestel. Xhosas wat hulle as vreemdelinge reeds nie goedgesind was nie, was altyd begerig om vuurwapens en perde te bekom. Herhaalde aanvalle is dus juis op die betroubaarste veewagters gedoen in die afgeleë veld of ruie bos. Veewagters wat die aanvalle oorleef het, sou later veiliger werk gaan soek.[118] Onbetroubare veewagters sou hul kanse benut om saam te werk met die talle swerwerbendes, of self vee van aangrensende plase te buit. So kon hulle gouer weer besittings verwerf. H. F. Fynn, Britse agent in Thembuland, rapporteer van daar in April 1837 dat sommige boere se veewagters vee steel op naburige plase en die vee in hul troppe aanhou. Dit word nie maklik ontdek nie en uiteindelik stuur hulle die gesteelde vee na hul eie land. Waar daar gereelde verbinding onderhou is tussen naturelle in die Kolonie en hul volksgenote oorkant die koloniale grense, kon die uitstuur van vee so gereël word.[119] 'n Mens sou verwag dat sulke veewagters self spoedig na hul eie land sou wil terugkeer. Fynn vertel verder dat die ou vyandskap tussen die Thembus en die Betsjoeanas oorgedra is na diegene wat koloniale bediendes was. Die resultaat was 'n hele reeks wedersydse aanvalle op mekaar waar hulle diens doen in die Kolonie; en die wedersydse roof van vee van mekaar in die Kolonie. Fynn voeg naïef by dat dié soort diefstalle sou aanhou totdat veldkornette alle naturelle wat sonder passe op reis was, sou arresteer. Omdat dit onmoontlik was, het sulke wedersydse aanvalle op Thembu- en Betsjoeana-bediendes voortgeduur, en daarmee is die onrus in die reeds onrustige grensdistrikte verhoog; so is die mobiliteit van hierdie arbeiders ook versnel. Terwyl die slagoffers sou wegtrek, sou die suksesvolle veebuiters ook geneig wees om met hul rykdom te verhuis.[120]

118. Vgl. die memorie van inwoners uit die omgewing van die Mancazana- en Koonaprivier, waarin gekla word dat Xhosas hul gewapende veewagters aanval en doodmaak of wegvoer. Die gevolg is dat bediendes nie meer bereid is om as veewagters daar op te tree nie. (L.G. 535: no. 834, geri gaan Hare, 1 Sept. 1840, pp. 137–141).

119. L.G. 408: H. F. Fynn aan Hudson, 16 April 1837, pp. 198–199.

120. *Ibid.*, 29 April 1837, pp. 204–206. Dit was natuurlik die gedurige wedersydse aanvalle van volke en stamgroepe op mekaar *buitekant* die koloniale grense wat voortdurend verdere Nie-Blankes die grensdistrikte laat invlug het. Sneller mobiliteit van arbeiders binne die grense is so op sy beurt veroorsaak.

Dat daar nog ander soorte misbruike was van die passtelsel kragtens Ordonnansie No. 49, blyk uit 'n brief van veldkornet B. J. Vorster aan Napier gerig uit Agter-Sneeuberg, Cradock, 10 Sept. 1838. Kyk L.G. 530: no. 497, pp. 251–253.

In November 1838 kla J. D. Nel en medeboere uit Albanie aan goewerneur Napier oor „our Savage Servants who do just as they like, and whenever we say to them any thing which they consider disagreeable they leave our Service. Our Cattleherds are in the interests of the Robbers, our cattle are diminishing daily whilst our herds who themselves are guilty of Stealing them, as we are able to prove, pretend not to be able to give an account of the Number lost. The Fingo herds, among whom some faithful may still be found, are daily leaving our Service in consequence of the persecution of the Kaffres, whilst in charge of our cattle".[121]

Dat daar 'n volgehoue mobiliteit onder Swart immigrante was, blyk uit enkele persoonlike geskiedenisse. 'n Betsjoeana genaamd Malagas het in 'n memorie uit Grahamstad in 1839 vertel dat hy reeds 14 jaar in die Kolonie gewoon het. Gedurende dié tyd was hy in diens by verskillende Engelse boere. Met verlof van mnr. Currie, vrederegter vir Bathurst, in wie se diens hy destyds was, het hy 'n geweer gekoop. Toe hy sowat vier maande tevore 'n vriend in Winterberg besoek het, het 'n sersant van die Cape Corps op sy geweer beslag gelê. Malagas is nou as veewagter in diens van mnr. T. Hartley van Bathurst en verlang sy geweer terug.[122] Lig op die beweeglikheid in die noordelike grensdistrikte word deur die Moeletsi-gesin se geboorteplekke van sy ses kinders gewerp. Terwyl die eerste twee kinders oorkant die koloniale grense, in Ramokhele se land, gebore is, is die derde in 1832 te Cradock gebore, 'n vierde, van 'n tweede vrou, te Colesberg nog in 1832, 'n vyfde in 1837 te Graaff-Reinet, en die laaste in 1842 by die sendingstasie Beersheba.[123]

In die breë was daar dus as gevolg van die *Difaqane* 'n suidwaartse migrasie by uitstek van Swart immigrante, maar ook van Bruin immigrante soos Griekwas, Korannas en Boesmans. Van 1823 begin die stroom immigrante die koloniale grensdistrikte te beïnvloed; en dit duur voort minstens totdat die Groot Trek goed aan die gang gekom het. Hierdie immigrante bly ook in die Kaapse grensdistrikte mobiel. Dit is juis hulle besondere mobiliteit wat bydra tot die verhoging van onrus in die grensdistrikte, en meewerk tot die veroorsaking van die groot Blanke Trek. 'n Duidelik merkbare neiging word

121. L.G. 531: no. 518, 10 Nov. 1838, pp. 58–59. Die punktuasie in hierdie vertaling is effens deur my gewysig. Dat hierdie toestand in hooftrekke korrek was, word bevestig deur 'n skrywe van grensinwoners van Albanie aan Napier op 20 Junie 1838, waarin daarop gewys word dat hul Hottentot-, Fingo- en Betsjoeana-veewagters, indien bewapen, 'n sterker aansporing aan die Xhosas bied om hulle aan te val (kyk L.G. 530: no. 453, pp. 9–12).

122. L.G. 531: no. 546, aan die Luit.-goew. gerig, 4 Jan. 1839, pp. 161–166. Daar is beslis dat die geweer aan sy *diensheer* terugbesorg moes word.

123. Gehaal uit die Huweliksregister, Argief van die Paryse Evangeliese Sendinggenootskap, Beersheba-Sendingstasie, 1842–1867, Lesotho, deur W. Lye in „The distribution of the Sotho peoples after the Difaqane" in Thompson (red.), *African Societies in Southern Africa*, p. 204.

Vir verdere lig op die noordwaartse terugkeer van Nie-Blanke immigrante, vgl. *ibid.*, pp. 203–205.

onder die Swart immigrante waargeneem om na hul vroeëre tuistes terug te keer. Van die Thembus beweeg oos en noordooswaarts terug na hul land; en lede van stamme wat oorspronklik uit die noorde en noordweste gekom het, beweeg weer daarheen.

Dit is die derde en laaste fase van hul mobiliteit. Soos die eerste fase van hul migrasierigting hoofsaaklik suidwaarts was, is die rigting nou grotendeels noordwaarts. Die tempo en volume daarvan kan nie maklik bepaal word nie. Van aanmerklike historiese betekenis hier is egter dat 'n hele aantal van die immigrante 'n rol gespeel het toe die Afrikaner-grensboere hul trekgedagte in 'n trekdaad begin omskep het. Van die immigrante kon as gidse en tolke optree, en ook hoogs nodige arbeid op pad voorsien. Moontlik het sommige van die swart immigrante die geleentheid benut om na hul tuistes juis met die Voortrekkers in die noorde terug te keer. 'n Aantal van hulle het dan bes moontlik in die Transoranje agtergebly. Met die beplanning en organisasie in die kritieke vroeë fase van die Groot Trek van die Afrikaner-grensboere het hulle – die produkte van die *Difaqane* – dus ook 'n rol gespeel. Synde skakels in die swart migrasie het hulle tegelykertyd skakels in die Blanke volksverhuising geword. Hoe belangrik of hoe beskeie ook al, van hul waarskynlike historiese betekenis in hierdie opsig moet kennis geneem word.

# III Swart Immigrante[1] Na Die Kaapkolonie

„. . . history, I believe, is essentially a form of movement, and purposive movement too. It is not a mere phantasmagoria of changing shapes and costumes, of battles and conquests, dynasties and usurpations, social forms and social disintegration."
H. Trevor-Roper, *The Rise of Christian Europe*, plek onvermeld, 2de ed., 1966, p. 9.

„In the history of Southern Africa . . . there is the permeable frontier, where different societies interpenetrate, and where boundary conditions set up special social relations. An impermeable frontier between White and non-White has often been sought for in plans drawn up by Whites, but has never been achieved in practice."
J. A. Barnes, Hoofstuk 8: „Race Relations in the Development of Southern Africa", in A. W. Lind (red.), *Race Relations in World Perspective*, University of Hawaii Press, Honolulu, 1955, pp. 175.

„Alle ogenblikken vrees wij voor gevaar dat wij alledag siet: duisenden van wilde naatien scherp gewaapend tusschen ons moet woonen, te seggen de Vingoes, Kaffers . . ."
Veldkornet I. J. du Plessis aan luitenant-goewerneur Stockenstrom, Misgunt, wyk Gamtoosrivier, 10 Oktober 1837, p. 167, in L.G. 498, in Kaapse Staatsargief.[2]

Die Hollandse kolonie is in Suid-Afrika in 'n Hottentotgebied gestig, honderde myle van die naaste Bantoestamme in die noorde en in die noordooste. Toe blanke Europeaan en swart Bantoe in 'n heel vroeë stadium van mekaar se bestaan in afgeleë streke bewus geword het, is verkenningsreise onderneem wat algaande meer kennis omtrent mekaar aan die lig gebring het. Inderdaad is die streke wat hulle van mekaar geskei het gedurende die vroeëre agtiende eeu deur migrasiebewegings in mekaar se rigtings vinnig ingekrimp. Soos in die vorige hoofstuk verduidelik, is verskeie speerpunte van uitbreiding in verskillende rigtings uitgestoot. Vanuit die Blanke Kaapkolonie tref mens veral jagters en handelaars aan op pad na en van die latere Suidwes-Afrika, Betsjoeanaland en Griekwaland-Wes, terwyl na en van die noordooste en ooste die landstreke van die Xhosa en hul bure eweneens deur jagters en

1. Daar was nie slegs Swart immigrante nie, maar ook 'n relatief klein aantal Bruin immigrante. Die instromende Bantoe gedurende die vyftien jaar voor die Groot Trek was tewens 'n vername resultaat van die *Difaqane:* gevolglik konsentreer ons op die oorweldigende stroom Swart immigrante. Vandaar die klem op hulle in die opskrif van hierdie hoofstuk.
2. Ter wille van helderheid en uniformiteit het ek die punktuasie en hoofletters gewysig.

handelaars bereis is. Dit was die waardevoller produkte van die jag (soos ivoor, horings en velle) wat hulle daarheen gelok het; asook die beeste wat die Bantoe vir goedkoop Blanke fabrikate teen groot wins aan hulle wou verruil.[3]

Die dorre noordwes- en noordgrensstreke sou nie naastenby soveel punte van menslike kontak oplewer as Xhosaland nie. In halfwoestyne woon min mense. Sedert die laaste kwart van die agtiende eeu het daar met die snelle uitbreiding van die blanke Kaapkolonie in sy ooste 'n breë grenssone ontstaan waar Bantoe en Blanke op toenemende diepe front terdeë met mekaar kontak gemaak het. By die vroeë jagters en handelaars het later sendelinge en baie honderde veeboer-landbouers hulle aangesluit. Waar die Xhosa ook die veeboerdery en die landbou beoefen het, het hulle in wedywering om weiveld, bewerkbare grond en water in konfrontasie met mekaar gekom; en waar albei jagters was, is die konfrontasie verskerp. Dat Blanke en Xhosa ook in 'n wedersyds aanloklike handelsverkeer met mekaar wou tree, het geensins die potensieel gewelddadige stryd wat uit 'n direkte konfrontasie voortgevloei het, uitgeskakel nie.[4]

Sowel die swak Kompanjiesowerhede as die tydelike Eerste Britse Bewind wou die afgeleë ontplofbare grens direk pasifiseer. Daarom wou hulle ook 'n absolute grenslyn skep. Geeneen wou die verantwoordelikheid en uitgawes aanvaar vir die ontwikkeling van 'n breë grenssone wat kontakte op baie terreine sou meebring nie. Die wedersydse drange onder Bantoe en Blanke om wins te haal uit voortgesette kontakte was egter veels te sterk. Opeenvolgende Kompanjiesplakkate uitgevaardig in 1727, 1739, 1770 en dié van 1774, wat selfs die doodstraf as afskrikmiddel ingestel het, lewer bewys van 'n on-

3. Vgl. Hoofstuk VII vir 'n ontleding van Blanke verkenning in Suidelike Afrika. Oor Nie-Blanke verkenning is daar 'n behoefte aan verdere navorsing en beskrywing. 'n Interessante studie in hierdie verband, maar oor 'n ietwat latere tydperk, is deur E. C. Tabler onder die opskrif „Non-Europeans as Interior Men" in *A.N.N.*, XIII, 8, Des. 1959, pp. 291–296, gepubliseer. 'n Gesaghebbende studie oor Griekwa- en Koranna-verkennings moet nog geskryf word. J. Vansina rapporteer in sy *Kingdoms of the Savanna* (Madison ens., 1966, p. 178) dat Griekwas vroeg in die Lozi-koninkryk noord van die Zambezi verskyn het. Aan die rol van die slaaf Joseph Arend kan verdere aandag gegee word. Vgl. o.a. A. E. Schoeman, *Coenraad de Buys, the first Transvaler*, Pretoria, 1938, en E. C. Tabler, *Pioneers of Rhodesia*, Kaapstad, 1966, p. 4.

4. Die geskiedskrywer van die Suid-Afrikaanse ekonomiese ontwikkeling, prof. H. M. Robertson, gee in sy „150 years of Economic Contact between Black and White" (*The South African Journal of Economics*, deel 2, 4, Des. 1934, pp. 403 vlg). 'n voorlopige oorsig van die Swart-Wit-grenssituasie, gebaseer hoofsaaklik op gedrukte bronne. Sy kritiese, indringende ontleding van ekonomiese faktore bly nog steeds bruikbaar. In 'n doktorale proefskrif, *Grensbakens tussen Blank en Swart in Suid-Afrika*, Kaapstad, 1947, bied dr. P. van Biljon 'n uitvoerige Afrikaner-sentriese studie aan. 'n Groot terrein word gedek deur uitgebreide bronnenavorsing, maar die massa gegewens is nie altyd tot 'n beldere sintese gebring nie.

vermoë om die Blanke se handelsverkeer met die Xhosa stop te sit.[5] Net so tevergeefs was goewerneur Van Plettenberg se verdrag in 1778 met mindere Xhosahoofde gesluit om die Visrivier as absolute grens vas te stel. Die Trekboer en die Xhosaboer het steeds meer en beter weiveld in 'n breër wordende grenssone gesoek. Van 1778 sou Boer en Bantoe feitlik as permanente bure in die Suurveld saamwoon. Weens die optrede van onverantwoordelike elemente aan albei kante, botsende belange en radikaal verskillende benaderings i.s. grondbesit en algemeen menslike verhoudings (soos hierbo reeds verduidelik), wat noodwendig tot baie misverstande moes lei, breek die Eerste Oosgrensoorlog van 1779 uit. Heelwat bloedvergieting volg en verdere vyandige tradisies word geskep; maar 'n dekade later woon Blanke en Bantoe nog steeds as bure daar.[6]

Hierdie verbreding van die basis van kontak het o.a. beteken dat die Xhosa meer dikwels 'n gemeenskaplike jagveld met die ylverspreide Trekboere betree het. Natuurlikerwys sou 'n intensivering van die handelsverkeer volg, wat op sy beurt kontakte verder verbreed het. Aanvanklik was die Bantoe bereid om sy beeste, ivoor, horings en velle aan te bied in ruil vir krale, knope, messe en soortgelyke artikels van geringe waarde. Gestimuleer deur verdere kontak met Blankes, verlang die Bantoe later metaalware van groter waarde soos byle, en katoenware, waaronder sakdoeke. Na gelang die Bantoe beter vertroud geraak het met die meer gesofistikeerde produkte van die Europese tegnologiese meerderwaardigheid, het hy al hoe kieskeuriger geword. Algaande het die Bantoe ook beter besef hoe hoog die Blanke ivoor en beeste gewaardeer het en het hulle gevolglik veel meer van die ou ruilartikels geëis, of 'n beter seleksie van nuwe artikels aangevra.[7]

Waar die perd duidelik die vinnigste vervoermiddel was op reise en met krygsoperasies, is daar heel aan die begin van die negentiende eeu reeds heelwat betaal om goeie perde te kry. Op jag en in oorlogvoering was die Westerse vuurwapen ook veel dodeliker en baie effektiewer op veel groter afstande as die knopkierie en assegaai van die Bantoe. Hoe meer oorloë teen die Blanke gevoer is, hoe meer het die Bantoe van die meerderwaardigheid van

5. Terwyl die Plakkaat van 4/9 April 1727 slegs die veeruil met die Hottentotte verbied (*Kaapse Plakkaatboek*, deel II (*1707–1753*), Jeffreys en Naudé, reds., Kaapstad, 1948, pp. 129–130), word in die Plakkaat van 8 Desember 1739, waarin ook die veeruil met die Xhosas verbied word, na eersgenoemde Plakkaat verwys (*ib.*, pp. 167–169). By die Plakkaat van 13 Februarie/26 April 1770 word met verwysing na die Plakkaat van 8 Desember 1739 die veeruil met die Xhosas en Hottentotte weer eens verbied en boere aangesê om hulle nie anderkant die Gamtoosrivier te vestig nie. Daar word nou reeds verwys na „een gebaande wagenweg, uijt het Swellendams district tot naar de bewooning der Caffers lopende" (*Kaapse Plakkaatboek*, III (*1754–1786*), Naudé red., Kaapstad, 1949, pp. 76–78 (aanhaling op p. 76). By die Plakkaat van 5 April/16 Junie 1774 word alles uitvoerig herbevestig en bekend gemaak (*ib.*, pp. 90–94).

6. Vgl. o.a. P. J. van der Merwe, *Die Trekboer in die Geskiedenis van die Kaapkolonie*, Kaapstad, 1938.

die Blankes se wapens bewus geword. Toe berede Hottentotsoldate in hierdie tyd ook nog na die kant van die Xhosa oorstap met hul vuurwapens en die Europese metodes prakties kon demonstreer, het dit aan die Xhosa 'n sterk spoorslag gegee om die perd en die vuurwapen feitlik tot elke prys te bekom. Daartoe moet verder bygedra het die feit dat Coenraad de Buys en sy groepie Blankes en Hottentotte hulle juis toe in Xhosaland gevestig het. Xhosahoofde soos Gaika was nou bereid om heelwat beeste en ivoor hiervoor te gee.[8]

Met die gaan van dr. Van der Kemp en ander sendelinge na Xhosaland is die eerste daadwerklike pogings aangewend om die Christelike geloof daar te laat posvat. Mettertyd sou die kersteningsproses veel bydra tot die verruiming van Westerse kontak met die Bantoe. Daardeur is die Bantoe aangespoor om Westerse klere te dra en om van sy eie gewoontes en gebruike af te sien. Van die eerste bekeerlinge en potensiële bekeerlinge het vanselfsprekend ontuis gevoel in die tradisionele stamlewe en van hulle sou aangemoedig word om na Blanke dele van die oosgrensstreke uit te wyk. In elk geval het nog voortdurend hulle Bantoegroepe uit hul stamverband afgeskei, waardeur al meer kleiner Bantoe-eenhede die grenssone ingedring het.[9]

Onder druk van al hierdie faktore kon die afgeleë Sentrale Regering nie veel vermag in sy voortgesette pogings om die aangroeiende getal Xhosa-immigrante uit die breë Oosgrenssone te weer nie. Selfs die sterker Britse owerheid het in 1797 tevergeefs geproklameer dat alle Oosgrensboere hul Xhosabediendes moes laat gaan en ander bediendes moes verkry.[10] Ook na die 1799-oorlog het Xhosa en Trekboer nog saam in die grenssone bly woon. Toe die nuwe Bataafse Bestuur in 1803 die Oosgrens probeer pasifiseer, blyk uit goewerneur Janssens se proklamasie van 1 Junie 1803 duidelik die mate waarin die Xhosa hul reeds in die Trekboer-gemeenskappe ingeskakel het. Die Goewerneur laat die Trekboere naamlik toe om Xhosas wat meer as 'n jaar in hul diens is, te behou. Wat meer sê, dit blyk ook dat die inboekstelsel waarkragtens Hottentot- en Gekleurde kinders as arbeiders by boere opgelei is, reeds

7. Robertson, „150 Years of Economic Contact", p. 405 vlg.

8. L. Alberti, *Account of the Tribal Life and Customs of the Xhosa in 1807*, Kaapstad, 1968, p. 97 vlg.; W. J. Burchell, *Travels in the interior of Southern Africa*, Londen, 1824, II, p. 376 vlg.; Theal, *R.C.C.*, VII, p. 81; D. Moodie (red.), *The Record . . . .*, Kaapstad, 1838; J. S. Marais, *Maynier and the First Boer Republic;* en J. de Villiers, *Hottentot-Regimente aan die Kaap, 1781–1806*, p. 114 vlg.

9. D. Williams, *The Missionaries on the Eastern Frontier of the Cape Colony, 1799–1853* (ongep. D.Phil.-proefskrif, Univ. van die Witwatersrand, 1959); J. du Plessis, *A History of Christian Missions in South Africa*, Londen, 1911.

10. Die Proklamasie van 27/29 Junie 1797 deur graaf Macartney lui „that all the inhabitants who have in their service or in any other manner harbour any Caffers, shall within the space of twelve months liberate and discharge the same, and provide themselves with other servants" (*Kaapse Plakkaatboek*, V (*1795–1803*), Naudé red., Kaapstad, 1950, p. 86).

tot Xhosakinders uitgebrei het. Grensboere word deur Janssens spesifiek aangesê om hierdie kinders na hul krale terug te stuur.[11]

Teen die end van die agtiende eeu en die vroeë negentiende eeu het Bantoe hulle in toenemende getalle onder die Kaapse Oosgrensboere gevestig. Aan die een kant is hulle soms uitgedryf deur stamtwiste en mindere wrywingspunte wat enkele gesinne en individue geraak het (en hoe kleiner die eenhede, hoe meer geneig was die Bantoe om as vaste immigrante na die Kolonie te verhuis). Aan die ander kant is baie Bantoes aangetrek deur die aanloklikhede van die Westerse beskawing, en het hulle ruilhandel gaan dryf en by Blanke Boere in diens getree om Europese artikels te verkry. Ook by die Oosgrensboere was daar 'n sterk motivering om Bantoemans, -vroue en -kinders in diens te neem. Owerheidspogings om die Boere se bediendes tot Hottentotte, Gekleurdes en slawe te beperk, en die Bantoe agter 'n absolute grens te segregeer, het herhaaldelik misluk. Ander arbeid was skaars. Die meeste Hottentotte was toe in die reël nog nie bevredigend geskoold om, behalwe as veewagters, goeie diens te lewer nie. Slawe was duur, en die nodige kapitaal om in hulle te belê, het dikwels by die grensboere ontbreek. In die afgeleë grensstreke kon slawe en Hottentotte maklik wegloop om hulle selfstandig te vestig binne of buite die koloniale grense; of hulle desnoods onder die Bantoe te begewe. Vir onwillige en ontroue skaapwagters het die groot ruimtes van die grensstreke altyd 'n breë pad na 'n selfstandige bestaan gebied. Mettertyd het die moontlikheid van die verkryging van vuurwapens en perde deur Bantoe om hulle dan op die jagveld en militêre gebied beter te laat geld, as besonder sterk aansporing gedien om by Boere in diens te tree, of om ivoor en beeste op liberale wyse daarvoor te verruil.[12]

Gedurende die vroegste grenskontakte het klein groepies grensboere hulle soms tydelik onder die Xhosas gevestig. Behalwe die bekende Coenraad de Buys, wat geruime tyd in Xhosaland (en later oor die Oranjerivier) met Bantoevroue geleef het en in die Bantoepolitiek 'n rol gespeel het, meld Maynier ook dat twee ander grensboere, Coenraad Bezuidenhout en Christoffel Botha, Xhosavroue geneem het. Na die opstand van 1799 het nog 'n paar ander Boere tydelik onder die Xhosas gaan woon.[13] Daar was egter altyd baie meer Bantoe wat na die Kaapkolonie aangelok is, as Boere wat deur die Bantoestreke aangetrek is. Vir die Bantoe was daar meer plek in die ylverspreide blanke grensgemeenskappe; die Bantoe was talryker as die Blanke Boere; en die aantreklikhede van die Westerse beskawing was veel sterker as die omge-

11. *Kaapse Plakkaatboek*, VI (*1803–1806*), Naudé red., Kaapstad, 1951, pp. 30–31. Kyk verder P. J. Venter, „Die Inboek-Stelsel", in *Die Huisgenoot*, 1 Junie 1934, p. 25 vlg. en Robertson, „150 Years", p. 408.
12. Robertson, „150 Years", p. 406 vlg. Vgl. ook *Kaapse Plakkaatboek*, IV (*1787–1795*), Naudé red., Kaapstad, 1949, pp. 234–235 en *Ib.*, V (*1795–1803*), pp. 138–139.
13. A. E. Schoeman, *Coenraad de Buys, the first Transvaler*, Pretoria, 1938; Marais, *Maynier and the First Boer Republic*, p. 29.

keerde aantrekkingskrag van die lewe in Bantoegemeenskappe. Op sy langdurige omswerwinge onder die inboorlinge was Coenraad de Buys later sonder sy perd en moes hy 'n ry-os bestyg; en toe sy geweer ingegee het, moes hy op 'n pyl en boog terugval.[14] Min Blankes sou hulle dus lank onder die Bantoe vestig en hulle so van die grootste voordele en geriewe van die Westerse beskawing vrywillig afsny. Sonder minstens 'n doeltreffende geweer en voldoende ammunisie kon Blanke immigrante na swart Suid-Afrika nie veel vermag nie. Daarom wou die Trekboer in die mees vooruitgeskowe posisie altyd sy lewenslyn na die naaste grensdorp ophou, en op goeie voet met sy koloniale owerheid verkeer. Sy eenvoudige voorlaaier kon hy miskien self repareer, en hy kon maklik sy lood- en tinkoeëls giet; maar hy was nie in staat om in die Suid-Afrikaanse binnelande al die bestanddele van buskruit in hul natuurlike staat te vind, dit self te suiwer en sy buskruit self te meng nie: soos vir die latere Voortrekkers was buskruit die eintlike sleutel tot basiese voedselvoorsiening op die jagveld en tot selfhandhawing onder tienduisende inboorlinge. In die laaste instansie was die afsny van wapens en ammunisie die troefkaart wat die koloniale owerheid altyd teen te opstandige grensboergemeenskappe kon gebruik.[15]

Die kortstondige Bataafse Bewind het geen verandering in die saamwoon van Blank en Bantoe teweeggebring nie. Die grensboere het hulle dus al hoe meer daarop beroep dat die presedent geskep is om Bantoemans feitlik permanent as veewagters aan te hou en Bantoevroue as huisbediendes en op hul landerye. Vanselfsprekend sou hulle ook Bantoekinders begin oplei om plaaswerk te doen. Hierdie werkverdeling het die Bantoe-immigrante goed gepas en hele gesinseenhede het soms later daaraan gewoond geraak om vas by bepaalde Blanke gesinne te werk. Nadat hulle periodieke besoeke aan hul tuisstamme afgelê het (en so die aantreklikhede van die lewe onder die Blankes verder gepopulariseer het), het hulle dikwels na dieselfde boereplase teruggekeer.[16]

Dit is dan verstaanbaar dat kolonel Collins op sy inspeksiereis in 1809 weer eens tevergeefs aangedring het op die ontslag van hierdie Bantoebediendes. Toe in 1812 'n buitengewoon vasberade poging aangewend is om die Bantoe oor die Visrivier te segregeer, wou baie grensboere nog nie hul Bantoebediendes prysgee nie. Vyf jaar later is die segregasiebeleid reeds verslap deur die instelling van 'n „Kafferkermis" twee keer per jaar te Grahamstad. Intussen moes sterk militêre pogings voortgesit word om saamgeperste vyandi-

14. Schoeman, *Coenraad de Buys*.

15. Vgl. proklamasies aangaande die koop en verkoop van gewere en buskruit op 27 Junie 1797 (*Kaapse Plakkaatboek*, V, pp. 86–87).

Vir die posisie op die Noord-Amerikaanse grens, kyk C. P. Russell, *Guns on the Early Frontiers*, New York, 1957, veral p. 219 vlg.

16. J. P. van der Merwe, *Die Kaap onder die Bataafse Republiek 1803–1806*, Amsterdam, 1926, p. 225 vlg. Kyk verder H. Lichtenstein, *Reisen im Südlichen Afrika in den Jahren 1803, 1804, 1805 und 1806*, W. Drascher red., I, Stuttgart, 1967, p. 390 vlg.

ge Bantoestamme uit die oorwegend Blanke grensgebied te weer. Ywerige grensverdedigers, gesteun deur sendelinge, kon nou met oortuiging begin argumenteer (soos ook in die daaropvolgende dekades) dat die beskawing van die Xhosa hulle minder gevaarlike vyande sou maak. Hulle het meer beperkte kontakte bepleit, onder doeltreffende beheer. Die „Kafferkermisse" is gevolglik deur goewerneur Donkin in 1821 heringestel, en wel by Fort Willshire. Dié kermis by die militêre pos sou later 'n gereelde weeklikse instelling word. Deur sy kennismaking met Westerse produkte moes die Xhosas opgevoed word in die Europese beskawing en aldus vreedsamer teenoor die Blankes ingestel word.[17]

Aanvanklik was die omvang van die handelsverkeer heel beperk en het die Xhosas gewoonlik eenvoudige Westerse artikels aangeskaf. C. Brownlee, wie se vader hom in 1820 as sendeling onder Gaika se stam gevestig het, vertel dat vir eers selfs nie ysterpotte en tinware aangevra is nie, maar slegs artikels soos krale, knope en koperdraad. Uit die klein begin het egter 'n vername ontwikkeling gespruit. In die laat twintigerjare is die kermisse uitgebrei en teen die vroeë dertigerjare word Blanke handelaars – sonder om aan kermisregulasies gebonde te wees – reeds in Bantoegebiede toegelaat. Aangesien handelswinste so groot was, het onwettige handelsverkeer dwarsdeur die tydperk voortgeduur.[18] In afgeleë grensstreke kon beamptes en offisiere nie daarvan weerhou word om vet winste te maak om karige salarisse aan te vul nie. Onder die grensboere het die arbeidsgebrek voortgeduur. Xhosas is deur hulle in diens behou en die owerhede kon dit nie stopsit nie.

Teen die vroeë jare twintig is daar in die koloniale Oosgrenssone reeds oor meer as veertig jaar kontakte tussen blanke Boer en Xhosaboer opgebou. Die intiemste kontakte was op die suidelike deel van dié grens. Tussen Trekboer en Bantoe was daar op die noordwes- en die noordgrens in die reël minder kontak. Daar was dit hoofsaaklik deur middel van jagtogte, handelsverkeer en deur die sending.

Dit was die toestand in die Kaapse grensdistrikte toe die *Difaqane* algaande sy uitwerking in dié streke begin openbaar het. As direkte gevolg van die *Difaqane* het daar vanaf ongeveer 1823 'n verandering merkbaar geword. Duisende Nie-Blanke vlugtelinge het nou juis begin beweeg na dele van die koloniale grens waarlangs daar tot dusver min of geen sodanige kontak was nie. Dit het noodwendig 'n belangrike uitwerking op die koloniale grensgemeenskappe gehad.

17. Theal, *R.C.C.*, VII, p. 99 vlg. en p. 171; *ib.*, XX, p. 404; *ib.*, XXIII, pp. 200–201 en 206–209.
18. Robertson, „150 Years", p. 410 en noot 21; Theal, *R.C.C.*, XXIII, pp. 200–201; *C. of Good Hope Literary Gazette*, V, 1, Januarie 1835, pp. 27–29 (J. C. Chase se artikel „The Late Caffre Trade"); *S.A. Almanack and Directory*, 1830, pp. 255–260 (artikel deur „An Economist" onder hoof „Intercourse with the Native Tribes. Origin, progress, and effects of the Caffer Fair"), gedateer Eastern Province, Julie 1829.

Wie was hierdie Swart immigrante, van waar het hulle gekom en waar het hulle hul in die Kolonie gevestig? Wat was die grootte van die groepe waarin hulle die koloniale grens oorgesteek het; en presies hoeveel van hulle het uiteindelik die Kaapkolonie ingestroom? Watter invloed het hulle op die Kaapkolonie gehad? Het hulle 'n rol gespeel in die veroorsaking van die Groot Trek? En wat het uiteindelik van hulle geword?

Weens ons gebrekkige kennis van die verloop van die *Difaqane* en die uitwerking van die *Difaqane* op die Kaapkolonie tot die aanvang van die Groot Trek, kan ons nie altyd helder omlynde antwoorde op hierdie vrae vind nie.[19] In breë trekke word eers 'n oorsig van die aard en omvang van die swart immigrasie as gevolg van die *Difaqane* gegee; daarna word sy tempo en verloop geskets; en vervolgens word die Swart immigrant se rol en mobiliteit in die grensdistrikte ontleed.

Die swart immigrante het elemente van 'n groot verskeidenheid van stamme ingesluit wat deur Shaka se imperialisme oor verskeie jare en in verskillende rigtings in beweging gebring is. Waar dit soms moeilik is om selfs die groter migrerende groepe met sekerheid te identifiseer, is dit onmoontlik om baie van die klein, verbrokkelde eenhede of individue wat 'n toevlug in die Kolonie gesoek het, se herkoms te bepaal. Weens taalmediumprobleme het noodwendig baie misverstande ontstaan: name wat in Kaapse amptelike dokumente opgegee is, lei soms nie tot 'n definitiewe identifikasie nie.[20] Ook onder sendelinge, jagters, handelaars, Trekboere, Griekwas en Korannas, o.a., het heelwat mistastings ontstaan wat 'n kritiese hervertolking van die beskikbare dokumente noodsaak.[21]

Oor die algemeen genome kan ons besluit dat veel meer van die Sothostamme wat in die nabygeleë Transoranje gewoon het, na die Kaapse noordelike en noordoostelike grensdistrikte sou gemigreer het as wat bv. Pedi uit Noordoos-Transvaal hul pad daarheen sou gevind het. 'n Mens sou vermoed dat uitgehongerde en fisiek verswakte emigrante nie die krag sou hê om gevare oor werklike groot afstande te trotseer en lewend in die Kolonie aan te kom nie. Aan die ander kant moet tog in ag geneem word dat toe

19. Vgl. Hoofstuk II. Werk gedoen deur Omer-Cooper, Lye, en Wilson en Thompson, waarna hierbo verwys is, bring ook nie helderheid nie. Uit ongepubliseerde bronne, veral in die relatief onontginde stukke in die Kaapse Staatsargief, word daar gehoop om verdere lig op ons problemekompleks te werp.

20. W. Lye sê in sy „The Distribution of the Sotho peoples after the Difaqane" in Thompson (red.) se *African Societies in Southern Africa:* „The refugees who reached the Colony were usually identified as 'Mantatees', 'Makatees' or 'Goes', the latter being either the San (Boesman) word for Black people or a corruption of the name Hoja, a numerous group of chiefdoms to the west of the Caledon" (p. 202). In voetnoot 37 op p. 203 verklaar hy dat dit drie algemene benaminge was wat vlugtelinge uit die Transoranje sou aangedui het.

21. Vgl. die kontemporêre kaarte, soos dié deur J. Arrowsmith in 1834 en 1836 in Londen gepubliseer, asook J. Wyld se kaart wat in 1839 in Londen die lig gesien het.

Hlubi- en Ngwane-elemente wel uit Noordwes-Natal teen omstreeks 1820 padgegee het, hulle aanvanklik nog in hegte stamverband wes- en suidwaarts beweeg het, en aldus beskermd honderde myle afgelê het. Eers relatief digteby die koloniale grense is hul stamorganisasie met wapengeweld verbrysel. Gevolglik kon Hlubi- en Ngwane-elemente in groepies of as enkelinge direk na die Kolonie immigreer; en ook, nadat hulle hulle tydelik by ander stamme aangesluit het, in nog 'n later stadium die koloniale grense oorsteek. Net voor die vroeë jare twintig het Shaka ontelbare stamme direk of indirek voor sy impies weswaarts oor die Drakensberge en oor die Hoëveld uitgedryf.[22] In die proses is stamme so opgefrommel en gefragmenteer dat elemente later baie moeilik geïdentifiseer kan word.

In die vroeë jare twintig het Shaka die landstreke tussen die Tugela en die Mzimkhulu, en die Drakensberge en die see, suidwaarts ontvolk. Voorheen het sekere Hlubi-elemente daarheen gevlug. Nou snel die massa-migrasie suidweswaarts, oos van die Drakensberge, voort en daar is 'n saampersing van die vroeëre vlugtelinge en die inwoners van hierdie kusstrook. Voortgesette Zoeloe-krygsoperasies in dieselfde rigting dryf 'n Bantoemassa agter die stamme op die Kaapse Oosgrenssone in. Elemente van verbryselde stamme het op hul verdere vlug algaande verarm tot die bedelstaf toe. J. Ayliff en J. Whiteside verduidelik dat toe die vlugtelinge in suidelike Kafferland aangekom het, is aan hulle gevra: ,Wie is julle? Wat wil julle hê?'. Dan antwoord hulle ,Siyam Fenguza, wat beteken ,Ons wil werk hê. Ons besit niks'. „The word, Amamfengu (*sic*, moet wees Mfengu), therefore means 'Hungry people in search of work.' This correctly describes their condition when they first arrived among the Ama-Xosa." Die grenskoloniste het daarvan Fingo's gemaak, en onder hierdie naam sou hulle bekend bly in die Kaapkolonie.[23] Nadat die Fingo's op hul lang vlugtog onder meer met die Bhacas, die Thembus en die Xhosas gebots het, het hulle werk gekry in Thembuland en Gcalekaland, suid van die Basheerivier. Hul sware teenspoed het die Fingo's aangespoor om met knap oorleg besonder hard te werk. As veewagters het hulle uitgemunt, selfs op die landerye was hulle bereid om vrouewerk te verrig, en as handelaars het hul eintlik naam gemaak. Hongerly oor honderde myle het baie neergevel, maar uiteindelik het sowat 35 000 oorlewendes hul onder die stamme agter die Kaapse Oosgrens gevestig. Omdat hulle dit daar (en in besonder onder die Gcalekas) dikwels moeilik gevind het om 'n self-

22. Kyk Hoofstuk II.

23. *History of the Abambo*, pp. 15–16. Vgl. Ayliff se manuskrip „Narrative of Fingo History" in die Ayliff Papers, „Narrative of John Ayliff" (M.S. 15 543 in Cory-biblioteek, Rhodes-Universiteit, Grahamstad); kyk ook „History of the wars producing the Dispersion of the Fingoes", vermoedelik deur John Ayliff, M.S. 1110 in dieselfde argief; en verder M.S. 15 276.

24. *Ib.* Deur latere skrywers word Ayliff en Whiteside, asook ander kontemporêre outeurs,

standige bestaan te herwin, was hul steeds begerig om verder suidweswaarts na die Kaapkolonie te beweeg.[24]

In die breë was daar dus twee rigtings waarlangs Swart immigrante na die Kaapkolonie gekom het: deur die grotendeels ontvolkte Transoranje en die digbewoonde Xhosaland. Die eerste rigting oor die Hoëveld het die immigrante feitlik uitsluitlik na die Kaapse noordelike en noordoostelike distrikte gebring; laasgenoemde rigting het hulle hoofsaaklik deur kusvlaktes na die suidelike Oosgrensdistrikte gelei. Dit het nie noodwendig beteken dat hierdie immigrante hulle in dieselfde landstreek waar hulle die grens oorgesteek het, sou vestig nie. Soms is hulle deur amptenare ver weg verskuif om in werk geplaas te word; en baie kere het hulle self lang afstande afgelê om in verskillende grensdistrikte 'n beter bestaan te probeer vind.[25]

Die kern van die saak was dat 'n baie hoë persentasie van dié immigrante hulpbehoewendes was wat voedsel, huisvesting en, boweal, veiligheid en sekuriteit binnekant die koloniale grense kom soek het. Hulle was in die reël welkom in klein verbrokkelde eenhede van hoogstens 'n aantal gesinne tesame. Sodra hulle in groepe van sê 'n paar honderd die grens oorgesteek het, was daar bes moontlik 'n kiem van 'n stamorganisasie onder 'n leier aanwesig; en dan kon grensboere en amptenare daarin 'n bedreiging vir hul onrustige grensstreek sien. Sulke groot, weerbare groepe het ook gewoonlik heelwat wapens en beeste saamgebring. Hulle sou nie net as 'n bedreiging vir die veiligheid van die wydverspreide Boere beskou word nie, maar tewens vir hulle weiveld. Dié soort groter eenhede kon net nie deur die tradisionele koloniale grensbeleid aanvaar word nie; en is òf gedwing om die Kolonie te verlaat òf om in hanteerbaarder en minder gevaarlike eenhede op te breek. Wanneer die immigrantestroom egter so gevloei het dat gewapende eenhede van sê 20 of 50 in die Kolonie begin ronddwaal het, het dit beslis die onrus in die grensdistrikte aansienlik verhoog. Die fyn balans waarin die Kaapse grensdistrikte in die dekade voor die Groot Trek verkeer het, is ru verstoor deur die groterige groepe immigrante wat nie maklik as arbeiders geabsorbeer kon word, nie maklik deur die grensboere gehanteer kon word, en ook nie maklik deur die swak grenswagte opgespoor kon word nie. Dit was 'n nuwe element wat onrus gevaarlik verhoog het. Juis toe die Hottentotte en Gekleurdes op groot skaal landlopers geword het, talle Xhosas reeds in die grenssones aanwesig was, en die slawe wat teen 1834 as ingeboekte arbeiders met die vooruitsig om kort daarna volkome vrygestel te word, ook minder beheerbaar geword

se siening dat die Fingo's as slawe behandel is, betwis. Vgl. bv., benewens W. en T., *O.H.S.A.*, I, p. 249, 'n ongedateerde brief aan die redakteur deur T. M. Makiwane getitled „The Fingo Slavery Myth", in *The South African Outlook*, 2 Sept. 1935, pp. 195–196.

25. Weens 'n gebrek aan skriftelike bronne is presiese, gedetailleerde gegewens nie beskikbaar nie.

het – toe was dit dat die swart immigrasiestroom 'n nuwe storing gebring het wat grensonrus verder verhoog het.[26]

In die kontemporêre, amptelike dokumente lees ons dat „Mantatees", „Mankatees", „Goes", Betsjoeanas, Fingo's, Barolongs, Korannas en andere hulle in die grensdistrikte gevestig het.[27] Grensprobleme wat reeds moeilik was, is deur hul teenwoordigheid in hierdie jare verder gekompliseer. Omdat hulle gewoonlik hulpbehoewend was, moes hulle dringend voedsel vind. Omdat hulle baar was en dikwels te veel tegelyk en onverwags aangekom het, omdat hulle arbeiderstatus as vreemde besoekers nie duidelik was nie, en omdat hulle dikwels nie tot werk bereid was nie, of met mense in die Kolonie nie kon kommunikeer nie – om al dié redes kon hulle nie geredelik deur die grensboere in diens geneem word nie. Misverstande het voorgekom en sommiges het geprobeer om deur veediefstalle spoedig besittings te bekom. Hul blote teenwoordigheid sou onrus en onsekerheid daar verskerp. Terwyl daar reeds aansienlike wrywing tussen Blank en Nie-Blank in die Kolonie was, het die instroming van splinternuwe immigrante grensboerontevredenheid verhoog. Nog voordat die Groot Trek begin ontplooi het, was daar dus reeds 'n tydlank 'n radikale verandering van vestigingspatrone in Suidelike Afrika aan die gang. Terwyl Blanke Trekboere na die Transoranje voortbeweeg het, het die reste van talle Bantoestamme in brokkies en stukkies (maar tog in hul duisende) in die Kolonie ingesypel. Die Groot Trek sou verder meehelp om hierdie tendens dat rasse in nuwe patrone saamwoon, grootliks te aksentueer en te versnel.[28]

Teen die aanvang van die Groot Trek, en nadat nog sowat 17 000 Fingo's in die koloniale grensgemeenskap opgeneem was, het ons dus 'n baie betekenisvolle toevoeging tot die swart bevolking in die Kaapkolonie gehad. Juis omdat dit in die dunbevolkte oostelike en noordoostelike grensdistrikte

26. Net soos later met die Groot Trek gebeur het, was die Britse koloniale owerhede ook nie in staat om hierdie ekstraterritoriale verskynsel wat onverwags op die Kaapkolonie ingewerk het, doeltreffend te hanteer nie. Basies was die probleem ook dat die besparingsoorweging die Britse owerheid daarvan weerhou het om geld in die afgeleë binnelande van Suid-Afrika te spandeer. Kyk Hoofstuk V.

27. Vgl. o.a. C.O. 2742: no. 52, McRosty, „Clerk of the Peace", Albanie, aan Waarn. regeringsekr., 18 Julie 1833, met bylae; C.O. 2749: no. 126, Burnett, „Clerk of the Peace", Somerset, aan regeringsekr. Bell, 15 Okt. 1834, met bylae; landdros McKay aan regeringsekr., Somerset, 23 Des. 1826, in Bourke Papers, Mikrofilm ZR 1/3/11 in K.A.; Theal, *R.C.C.*, XXII, pp. 419–420 en XXIV, pp. 293–299.

28. Uit die plaaslike korrespondensie in die Oosgrensdistrikte blyk baie duidelik hoe veldkornette en gewone boere die vlugtelinge moes voed, alhoewel dit 'n swaar las geword het. Om menslikheidsredes is kos gegee en ook om praktiese redes: anders sou kos eenvoudig geneem word. Kyk Somerset-Oos 8/99: Private Individuals Letts., 1829–1831, veldkornet S. J. van Wyk aan Res.-Magistraat, Tarka, 6 Jan. 1829 (ongenommer); Ay 9/6: no. 80, Siviele Kommissaris van Albanie en Somerset aan kolonel Bell, 5 Des. 1828, pp. 142–143; L.G. 3: Van Ryneveld aan Stockenstrom, Graaff-Reinet, 4 Nov. 1830, pp. 137–139.

geskied het, was die invloed des te groter. Onder die persoonlike getuienisse wat later aangehaal word oor die veroorsaking van die Groot Trek, word herhaaldelik verwysings aangetref na die griewende teenwoordigheid van die swart immigrante.[29]

Die Britse koloniale administrasie met sy beleidvormende liggame en persone word deur 'n nuwe verskynsel onverhoeds oorval. Die ontwerp van 'n praktiese grensbeleid is reeds uitermate moeilik: nou word dit bykans onmoontlik gemaak deur 'n skielike, massiewe swart immigrasie. Waar die Britse owerheid reeds nie oor voldoende administratiewe masjinerie beskik nie (of oor die nodige fondse om dit te skep) om die grensdistrikte behoorlik te administreer, ruk die situasie op die platteland van die grensdistrikte eenvoudig hand-uit.[30]

Een beproefde manier wat 'n gedeelte van die swart immigrante 'n heenkome besorg het, was om hulle in grensdorpe te vestig waar lokasies ook spoedig vir hulle gestig is. 'n Aantal nuwe grensdorpe is juis nou aangelê, en hulle het snel ontwikkel. In die ontluiking van die grensdorp in 'n vername grensfaktor het sy Nie-Blanke inwoners 'n besondere rol gespeel. Verskeie oorwegings het tot die aanlê van die lokasies bygedra. Die swart immigrante kon op die platteland duidelik nie as bron van verhoogde onrus gelaat word nie. Om menslikheidsoorwegings sou die Britse owerheid hulle nie maklik weer die koloniale grense probeer oorjaag na hul moontlike dood nie. Die nuwe grensdorpe met hul groeiende bevolking het steeds meer arbeiders nodig gekry. Daarby het die talle kerk- en sendinggenootskappe die geleenthede verwelkom om onder die gunstige omstandighede die Nie-Blanke immigrante te bearbei. Naas die kersteningsmotief is in sekere kringe die verpligting gevoel om Bantoe-onderwys in die lokasies en op die sendingstasies te bevorder. Behalwe algemene opvoedkundige oorwegings, kan ook die motief om Hollands hier as taalmedium deur Engels te begin vervang, onderskei word. Tolke en onderwysers kon opgelei word om in Engelsmedium uit 'n groot verskeidenheid van tot nog toe swakbekende Bantoetale met talle mensegroepe in Suidelike Afrika beter te kommunikeer.[31]

Mettertyd, met die herstel van sekuriteit in die noorde en noordooste, het sommige swart immigrante na hul streke van herkoms probeer terugkeer. Namate Moshesh sy Basoetoryk stewiger opgebou het, het 'n hele aantal ook daarin geslaag om met hul nuutverdiende vee, perde en vuurwapens daarheen te emigreer.[32] Ander swart immigrante soos die Fingo's het die lewe in

29. Vgl. Hoofstukke V en VI.
30. Op die vooraand van die Groot Trek was die administrasie van die grensdistrikte op die rand van induiestorting: daartoe het die Swart immigrante bygedra. Kyk ook verder in hierdie hoofstuk.
31. Vir die ontstaan van die grensdorp raadpleeg Hoofstuk IV.
32. Vgl. o.a. W. Lye se „The distribution of the Sotho peoples after the Difaqane" in Thompson (red.), *African Societies in Southern Africa*, pp. 203–205.

die koloniale grensdistrikte so aantreklik en lonend gevind in vergelyking met hul vroeëre lang, smartryke migrasieweg, dat min van hulle weer sou wou koers kry na hul verre tuistes. Die Fingo's het aangebly in die Kaapkolonie, waar hulle in 'n vername ekonomiese faktor ontwikkel het en hulle op groot skaal in die reeks Kaapse Oosgrensoorloë wat gevolg het, aan die kant van die Blanke grensgemeenskap geskaar het.[33]

Teen ongeveer 1823 kry ons amptelike rapporte dat die eerste swart immigrante die distrik Graaff-Reinet bereik het. Melvill, die Britse agent sedert 1822 te Griekwastad, het teen die middel van dié jaar dertien „Mantatee" (so genoem na die vroue-aanvoerder MaNthatisi) vrouevlugtelinge van die dood gered, en die beste oplossing wat van owerheidsweë bedink kon word, was om hulle vir sewe jaar onder ordentlike en mensliewende persone in die *dorp* Graaff-Reinet in te boek. Die Goewerneur deel nou die landdros van Graaff-Reinet mee dat hy „does not however wish to encourage the bringing into the Colony, Persons of this description . . ., but when circumstances such as the present render it expedient, and indeed almost compulsory to receive them", dan moet verdere gevalle op soortgelyke wyse gehanteer word.[34] Naas hierdie baie beperkte invloei van vroue-immigrante wat in 'n grensdorp gevestig kan word, het daar bes moontlik in dieselfde tyd, onopgemerk van ampsweë, nog ander immigrante in die noordoostelike grensstreke onder die Boere opgedaag. Weens die arbeidstekort sou hulle stilweg verwelkom word.

In die *South African Commercial Advertiser* van 7 Januarie 1824 word berig dat die sendeling Moffat kort tevore in Kaapstad met 'n aantal Swart immigrante aangekom het. Daar word vertel hoe die Betsjoeanas en Griekwas met die advies van Moffat hulle voorberei het om teen 'n kolossale horde „Mantatees" van sowat 100 000 te veg. Wilde gerugte wat oor hulle versprei word, word gegee. Daar word meegedeel dat Moffat heelwat kan vertel van „the Mantatees during their turbulent revolution, and the countries they have destroyed; leaving us still in surprise and astonishment at such a wonderful eruption, which may be compared with that of the Goths and Vandals of old, that poured down upon Europe in countless numbers!" Aangesien geen volwasse mans hulle wou oorgee nie, kon Moffat slegs vyf vroue en 'n seun saambring.[35]

Uit 'n missive deur lord Charles Somerset aan graaf Bathurst vroeg in 1825 blyk dit dat verdere swart immigrante intussen in die distrik Graaff-Reinet begin rondswerf het. Nadat die Griekwas die massa-aanval van die „Mantatees" die vorige jaar afgeslaan het, sê Somerset, het die groot getalle uitgehongerde vroue en kinders wat agtergebly het, die Britse owerheid deur

33. Ayliff en Whiteside, *History of the Abambo* en M.S. 15 543, M.S. 15 276 en M.S. 1110 in die Cory-bibl., R.U. Daar het heelwat kontemporêre afbeeldinge bewaar gebly van Fingo's doenig in die Oosgrensdistrikte of aan die veg in grensoorloë. Kyk Kennedy, *Catalogue of Pictures in the Africana Museum*, V, p. 174.

34. Brief van Koloniale Sekr., 27 Aug. 1823, Theal, *R.C.C.*, XVI, pp. 223–224.

35. *R.C.C.*, XVI, pp. 497–505 (aanhaling op p. 505).

hul omswerwinge in ernstige verleentheid gebring. Die Goewerneur het beveel dat hulle by Britse Setlaars in die distrik Albanie ingeboek moet word „for Terms (none exceeding Seven years) according to their ages, under very strict conditions as to good treatment, etc."

„I have decided," verklaar Somerset verder, „upon this measure as the best means of disposing of these unfortunate beings, because the British Settlers are prohibited from employing Slaves, which renders it impossible that any of them can merge into that state or be substituted for them.

„I have directed a Register of these persons be kept, and will not allow any transfer without the authority of the Magistrate, and a previous Enregisterment thereof; and I trust your Lordship will approve of this measure."[36]

Vier maande later skryf Somerset aan die Britse Staatsekretaris dat „the influx of these Savages has however of late encreased to a considerable amount, and within the last few months upwards of Three Hundred either Mantatees or Goes, have taken refuge in the Graaff-Reinet and Somerset districts, in a state of dreadful want and emaciation, in some cases too revolting to humanity to describe . . ." Die Goewerneur se vorige reëlings word nou gewysig sodat al hierdie vlugtelinge nie meer na Albanie gestuur hoef te word nie, maar Afrikanerboere (wat geen slawe besit nie) in die distrikte Graaff-Reinet en Somerset nou ook toegelaat word om sommige in diens te neem. Lord Charles Somerset is besonder gretig om Bathurst se instruksies te kry oor die toekomstige beleid wat teenoor die vlugtelinge gevolg moet word „should they continue, as I have little doubt they will do, to seek refuge in this Colony."[37]

Met die aangroei van die immigrasiestroom word die Bantoe oor meer distrikte versprei. 'n Hele reeks regulasies word uitgevaardig om hulle behoorlik te beskerm teen moontlike uitbuiting en mishandeling deur hul meesters. Vir kleding, opleiding en lone word voorsiening gemaak. Uit landdros Stockenstrom se persoonlike ervaring blyk dit dat weens gebrek aan tolke moeilik met hulle gekommunikeer kon word. In skrille teëstelling met hul behandeling onder die Griekwas en Korannas in die noorde, vind Stockenstrom dat die immigrante in die Kolonie goed behandel word. Op hul omswerwinge is baie families verbrokkel. 'n Spesiale vergunning word nou getref om hul gesinsverband te herstel. Hul meesters moet hulle toelaat om om daardie rede weer hul diens te verlaat. Die groot mobiliteit van die immigrante – ook tussen distrikte – maak dit vir veldkornette onmoontlik om juiste lyste saam te stel. Aangesien dit nie verwag kan word dat baie van die immigrante ooit weer by hul eie stamme buitekant die Kolonie sal uitkom nie, moet hulle as vaste inwoners van die Kolonie aanvaar word. Koloniale fondse moet voorsien word vir hul onderhoud en vervoer. Indien die immigrante daartoe instem, kan

36. Brief gedateer 31 Maart 1825, *R.C.C.*, XX, pp. 405–406.

37. Brief gedateer 30 Julie 1825, *R.C.C.*, XXII, pp. 419–420. Kyk verder Somerset-Oos 8/88: Field Cornets Letts., 1825–1828, no. 83, veldkornet A. Pretorius aan landdros MacKay, 19 Junie 1825 (ongenommer).

hulle by meesters wat nie slawe besit nie, in diens tree, op voorwaarde o.a. dat elkeen 'n naam kry wat in 'n register aangeteken moet word, tesame met 'n behoorlike beskrywing van sy voorkoms, ouderdom en geslag. Die immigrante wat nie so in diens geplaas kan word nie, moet weer na die landdros van Albanie deurgestuur word.[38]

Twee jaar nadat die eerste swart immigrante amptelike aandag geniet, word die koloniale en imperiale Britse owerhede dus reeds gekonfronteer met die basiese probleem wat die instroming meebring. 'n Steeds toenemende aantal Swart immigrante (en in heeltemal onvoorspelbare getalle) kom die Kolonie van sy noordelike grense in en word onder 'n nuut ontwerpte stel regulasies in die noordoostelike en oostelike grensdistrikte versprei onder gekeurde meesters, en wel tot in Albanie in die verre suide. Ofskoon die Britse owerheid onseker voel oor die finansiële en verdedigingsimplikasies van die nuwe verantwoordelikheid wat hulle daarmee aanvaar, het hulle weens humanitêre en arbeidsoorwegings geen keuse nie.[39] Tot dusver is die getalle nog hanteerbaar. Die fondse vir hul vestiging kan nog gevind word. Dit is eweneens reeds duidelik dat, as die immigrante na duisende aangroei, en ook uit die noordooste en oor die lang Oosgrens instroom, daar ernstige grens- en administratiewe probleme sal opduik. Daar was 'n verdere gevaar. Wanneer immigrerende mensemassas tussen die Drakensberge en die see agter die digbevolkte Xhosaland deur Shaka vasgedruk word, kon dit sulke beroeringe veroorsaak dat die hele sekuriteit van die reeds moeilik verdedigbare Oosgrenssone in gevaar gestel kon word. Die opbou van 'n militêre weerbaarheid teen so 'n bedreiging en die pasifikasiebeleid wat daarop sou moes volg, kon enorme uitgawes meebring. In die dunbevolkte noorde was Britse militêre optrede nie nodig nie: 'n verstandige sendeling en 'n agent kon die situasie hanteer. In Xhosaland en sy aangrensende streke, daarenteen, kon die toestand nie toegelaat word om self te ontwikkel nie. Indien die swart Napoleon 100 000 vlugtelinge oorkant sy digbevolkte suidwesgrens op die Xhosa en hul bure sou afdryf, kon die enorme druk op die Kaapse Oosgrenssone 'n katastrofe daarheen bring. Die situasie moes sorgvuldig dopgehou word. Fyn beplanning moes geskied, ook in oorleg met die Xhosahoofde en hul naburige kapteins.[40]

38. Drie bylaes by pas vermelde brief, *op. cit.*, pp. 420–426. Vgl. ook *R.C.C.*, XXIV, pp. 293–299, waar benewens „Mantatees" en „Goes" ook „Toro" vermeld word.

39. Vir Bathurst se goedkeuring van Somerset se eerste stappe kyk Bathurst se missive aan Somerset, 20 Aug. 1825 in *R.C.C.*, XXII, p. 499. Teen 3 Desember 1825 keur Bathurst Somerset se latere stappe ook goed, met die voorbehoud: „I do not think that it would be expedient to receive large bodies of them, as this could not fail to have the effect of inviting other Savage Tribes to follow their example" (*R.C.C.*, XXIV, p. 53).

40. Vir 'n algemene ontleding van die faktore in die Britse beleid teenoor die Kaapkolonie in hierdie jare vgl. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 31–59. Die besparingsveldtog wat Bathurst Somerset aangesê het om aan die Kaap deur te voer, word op p. 34 vlg. geskets.

In Mei 1825 is 'n patrollie na Thembuland (destyds Tamboekieland genoem) gestuur om meer oor 'n invallende horde vlugtelinge (daar bv. bekend as „Ficani", „Fecani" of „Infacani", wat „leër" of „kommando" beteken)[41] uit te vind. Daar word verneem dat die Swart immigrante, wat baie ver uit die noorde kom, sowat twee jaar tevore die eerste keer verskyn het. Nadat hulle teruggeslaan was deur 'n Xhosa-koalisie, het hulle in hul verdere weswaartse beweging die Thembus (in navolging van die Hottentotte „Tamboekies" genoem) heeltemal oorrompel en uit hul ou tuiste oorkant die Kei verdryf. Talle Thembus is gedood en hulle het min vee oor. Omdat die Thembus voel dat hulle glad nie meer bestand is teen die invallers se verrassingsaanvalle nie, soek hulle elders 'n heenkome. Sommige van die Swart immigrante woon self reeds ver weswaarts onder die Xhosa digby Fort Willshire. Die immigrante vertel dat hulle deur 'n sterker stam anderkant hulle, wat hulle geplunder het, verplig word om self te plunder om 'n bestaan te maak. Luitenant W. H. Rogers rapporteer: „They never rear Cattle, nor sow Corn, but slaughter and devour as long as what they have lasts and then proceed to plunder again. Their wives and children accompany them as well as all that they possess; . . ."[42] 'n Thembuhoof wat deur hulle verdryf is, sê dat sy volgelinge dit nie meer in hul volgepakte skuilplekke kan uithou nie, „and must either come into the Colony or move to the Eastward and get among T'Sambie and Hinza's Kaffers, for the plain between the Chumie and Keiskamma Mountains, and the Country they now are in is so elevated and cold as well as destitute of wood, that they cannot live upon it. Several of them have died there of late, when returning from hunting about the Koonappe and Cat Rivers."[43] Rogers voeg by dat, indien die Thembus die swak landstreek verlaat, „there will be no people between the Inficani and the Chumie. The distance across the plain will take them about 1½ days to travel, and by coming this route they can enter the Colony, without being opposed by, or their approach even known to the Kaffers, as to opposing them I don't think the Kaffers judging from the anxiety I observed displayed by them respecting these people, . . . would make any great attempt of the sort, but would rather fly into the Colony for protection. They relate that the Ficani amongst them express it to be their Countrymen's determination to come and see the white men with whom they wish to try their strength." Die „Kaffers" (die Xhosas) is ook baie onrustig en verleen hul samewerking aan die Britte.[44]

Die bekende skrywer en digter Thomas Pringle rapporteer nog in Mei verdere inligting oor die swart immigrante. Dat hulle direk of indirek 'n be-

41. *History of Matiwane*, p. 235. M. Wilson vertaal dit as „marauders" (*O.H.S.A.*, I, p. 249).

42. *R.C.C.*, XXII, pp. 427–429 (aanhaling uit luitenant Rogers aan majoor Forbes, bevelvoerende offisier op die Oosgrens, 27 Mei 1825, p. 429).

43. *Ib.*, p. 430.

44. *Ib.*, pp. 430–431.

sonder ernstige bedreiging vir die Kolonie inhou, beklemtoon hy; want hulle het twee maande tevore die gekombineerde magte van die Thembu-opperhoof en Hintza bloedig verslaan by die Hangklipberg, slegs sowat agt uur te perd van Baviaansrivier, waar Pringle se groep Setlaars woon. Hoewel die Swart immigrante hoofsaaklik oorkant die Wit-Kei gevestig is, gaan hulle dikwels op rooftogte uit en val Bantoekrale skielik in die dag en in die nag aan. Hulle roof nie alleen vee en graan nie, „but massacre all who fall into their hands, men, women and children, that they are armed with a hooked weapon fixed on the end of a pole, and also with a Stabbing Weapon like a short assagay or spear. That they attack with exceeding boldness and fury, rushing on to close combat, through the showers of assagays which the Kaffer warriors poured in upon them, and that they are so swift of foot and so formidable from their numbers and ferocity, that the Kaffer Tribes now consider themselves quite unequal to engage with them." Die Thembu-hoofde T'Quassa en Pawana het gewaarsku „that unless they speedily obtained Military aid from the English Government they must on the first advance of the Marauders cross the Frontier line and fly into the Colony for their lives".[45]

Uit allerhande gerugte kon nie duidelikheid oor die Swart immigrante se identiteit verkry word nie. Pringle sluit sy brief af deur te sê „that about 20 of this Tribe made a predatory incursion into the Colony six or eight months ago, and were pursued and slain by a Commando from the Tarka". Sy posisie is heeltemal oop vir 'n aanval van anderkant die Winterberg. Hy vra dus beskerming.[46]

Lord Charles Somerset laat dit in Junie oor aan majoor Forbes, bevelvoerende offisier op die Oosgrens, om volgens sy diskresie die grensverdediging te beplan. Die goewerneur meen „that there appears a great want of exertion and spirit amongst the Caffers (d.w.s. die Xhosas) under the Impression that they will be defended by his Majesty's Troops, it is of importance therefore that they should be roused from their Apathy by being assured that their safety must depend on their own exertions".[47] Om verstaanbare redes is die goewerneur duidelik nog baie huiwerig om in die stryd tussen die Swart immigrante en die stamme agter die Kaapse Oosgrens betrokke te raak. Hy besef egter dat daar 'n baie sterk Swart drang suidweswaarts is. Laat in 1824 het trouens 'n kommando uit die Tarka reeds sowat 20 van die vreemde immigran-

45. *Ib.*, T. Pringle aan kaptein Massey, 29 Mei 1825, pp. 431–432 (aanhaling op p. 432).
46. *Ib.*, p. 433. Vgl. ook T. Pringle se *Narrative of a Residence in South Africa*, Kaapstad, 1966, p. 220 vlg. en kaart teenoor titelblad.
47. *Ib.*, C. A. FitzRoy, Militêre Sekretaris, aan majoor Forbes, 9 Junie 1825, p. 434.
48. Vgl. *ib.*, pp. 427–428.
49. N. J. van Warmelo, wat benewens mondelinge tradisie van die Bantoe ook Kaapse argiefstukke geraadpleeg het, skryf al die woelinge agter die Kaapse Oosgrenssone tydens 1825–1828 toe aan die Ngwane onder Matiwane (*History of Matiwane*, p. 235 vlg.). M. Wilson gun Matiwane skynbaar geen rol in haar oorsig van die Kaapse Oosgrens (hoofsaaklik gebaseer op gedrukte bronne en veldwerk) nie, en skryf die

te binnekant die Kolonie agtervolg en gedood. Die Swart voorhoede het dus reeds oor die sentrale gedeelte van die Oosgrens begin rol. Binnekort moet „Ficani", Thembu, Xhosa en ander Swartes die Blanke grenssone verder binnedring. Die vraag was nou: moes in Thembuland en Xhosaland wal gegooi word, of moes gewag word totdat die Blanke Oosgrenssone self oorstroom word?[48]

Tydelike verligting is gebring deur die onvoorspelbaarheid van die invallers, wat ook soms terug of weg beweeg en na 'n tyd weer rowerbendes uitgestuur het. Baie wilde gerugte het die spanning op die grense periodiek verhoog. Onder hierdie omstandighede het ons te doen met 'n gebrek aan betroubare kontemporêre skriftelike bronne en deel ons vandag nog in 'n mate die verwarring wat destyds oor die identiteit en bewegings van hierdie swart immigrante geheers het.[49] Wat wel vas staan, is dat hulle swart immigrante was uit verre Zoeloeland en Natal met 'n doeltreffende wyse van oorlogvoering, en wie ook al die aanvoerders en wat ook al die bewegings van die groot georganiseerde groepe was, sou hierdie nuwe elemente in die latere jare twintig in verbrokkelde eenhede in die Kaapse Oosgrenssone bly insypel. Mettertyd sou hulle getalle daar so toeneem dat die Britse grensbeleid hersien moes word. Aan die positiewe kant kon hulle broodnodige arbeid voorsien; aan die negatiewe kant kon hulle die onrusgevoel onder die grensboere laat aangroei. Klein gesinsgroepe en enkelinge kon ingeburger raak; maar groterige, gewapende, swerwende bendes kon die grensboergemeenskap terroriseer.

Net na die helfte van 1827 verskyn vreemde invallers weer naby die land van die Thembus, wat vreesbevange oor die Kei stroom, die distrik Somerset in, om Blanke beskerming. Onder kaptein Pawana kom ongeveer 3 000 Thembus met 10 000 tot 12 000 beeste aan. 'n Ander groot gedeelte van hulle het weer na die Xhosas gevlug. Landdros W. M. MacKay van Somerset, wat met 'n verkenningsmag die invallers gaan opspoor het in Thembuland, word byna vasgekeer deur 'n oormag van sowat 7 000 man en ontsnap met moeite. Hy verneem egter van 'n vlugteling dat die invallers bestaan uit twee stamme, „Masotu" en „Manguana", onder twee groot kapteins, Maketa en Mattuana. Nadat hulle teen baie stamme geveg het en net teen Shaka verloor het, en toe ook hulle vee verloor het, soek hulle nou Thembu-vee. Wie ook

vroeëre woeling minstens tot 1825 toe aan die Mfengu, wat sy as vlugtelinge tipeer meestal van die Hlubi-, Bhele- en Zizi-hoofskappe in Natal, wat reeds sedert ongeveer 1822 in Xhosaland sou begin aankom het (*O.H.S.A.*, I., p. 249). Wat die probleem verder bemoeilik, is dat die Ngwane (wat oorspronklik tussen die Bo-Pongolo- en Buffelsrivier gewoon het) en die Hlubi, Bhele en Zizi (wat oorspronklik langs die bolope van die Tugela gevestig was) min of meer dieselfde tyd begin migreer het, met mekaar gebots het, en ook vermeng geraak het. Terwyl die Ngwane en dele van die Hlubi suidweswaarts oor die Hoëveld beweeg het, het die Bhele, Zizi en ander dele van die Hlubi oos van die Drakensberge beweeg. Later was daar verdere vermenging. Vgl. o.a. Kaart 3 op p. 77 van *O.H.S.A.*, I, en die kaart agter in A. T. Bryant, *Olden Times in Zululand*.

al die eersgenoemde stam en kaptein is, die tweede is duidelik die Ngwane onder Matiwane, wat nou nog oorkant die Oranjerivier gevestig is.

Ook in die Blanke grenssone is groot onrus veroorsaak. Die veldkornette van sekere wyke moes dringend aangesê word om sekere regeringsgrond tot die beskikking van die Thembus te stel. Die landdros moes besluit of die Thembus werklik rede gehad het om so te vlug (en dus hulp verdien) en of hulle met eie gesamentlike kragte self die gevaar kon afgeweer het; in welke geval hulle aangesê moes word om dadelik die Kolonie te verlaat en nie weer so iets te onderneem nie. Weens gebrek aan betroubare inligting was dit uiters moeilik om vir eers die presiese feite vas te stel waarop oordele gevel kon word. Soos die landdros self ondervind het, was verkenning gevaarlik.[50] Oor die ou basiese probleem het luitenant-goewerneur Bourke hom op 15 Oktober 1827 aan burggraaf Goderich soos volg uitgelaat: „The presence of so large a body of the Tambookies (d.w.s. Thembus) with their cattle upon the frontiers of Somerset, where the pasturage is hardly sufficient for the flocks of the inhabitants, was exceedingly embarrassing. The Tambookies having always been upon terms of friendly intercourse with the Colonists, it would have been inhuman to have forced them back upon the spears of their enemies. It would further have been very disadvantageous to the Colony to have allowed a powerful and warlike tribe to supplant on our immediate Frontier, a quiet, inoffensive, friendly race." Die Luitenant-goewerneur-in-rade het dus besluit dat die „Tamboekies" in hul eie land herstel moes word, indien moontlik deur onderhandeling met die invallers, of anders met die wapen.[51]

Nadat die nodige bevele uitgereik was, het sulke verdere onrusbarende inligting Bourke bereik oor die toestand van die Somerset-grens, dat hy homself na Grahamstad gehaas het. Daar verneem die luitenant-goewerneur dat die invallers, na die saai van verwoesting in Thembuland en in een Xhosadorp digby 'n sendingstasie op die Chumie, terug is na hul vorige woonplek. Patrollies kon hulle nie meer opspoor nie. Bourke doen nou sy bes om die grens te pasifiseer. Hy spoor die Xhosakapteins aan om in die toekoms self hul eie land te verdedig en oorreed Pawana met moeite om uit Somerset na Thembuland terug te keer. Bourke wys Goderich daarop dat sy troepe veels te min is om so 'n uitgestrekte grens te verdedig en dat hy verplig is om op die kommandostelsel terug te val. Hy waarsku „that the frequent recurrence of such events is by no means improbable". „The Interior of Africa," besef hy, „at no great distance from this Settlement, appears to be in a state of great commotion, and for some years past various powerful tribes have been pressing to the southward, driving the weaker ones before them, from whom many fugitives, under different appellations, have obtained refuge in the Colony." Nog nooit tevore egter het van die stamme op hul onmiddellike grens die Kolonie om beskerming binnegevlug nie. „Their presence in considerable num-

50. *R.C.C.*, XXXIV, pp. 18–19 en 453–469.
51. *Ib.*, pp. 18–19.

bers," gaan hy voort, „would be a serious evil to the inhabitants upon whose farms they would first place themselves, and there are now very few vacant spots of Government land capable of sustaining man or beast, to which they might be removed."[52] Hy glo dat dit nou die beste Britse beleid is om die „Caffres" (Xhosas) te help om hulself in hul eie land te handhaaf. Sonder om hom in interne Bantoetwiste in te meng, glo hy dat die maklikste en goedkoopste metode is om met betreklik klein gewapende magte die Xhosas en Thembus in hul land te ondersteun wanneer hulle werklik hulp nodig het. 'n Veroweraar, „Chaca", het hulle reeds gedreig met 'n aanval deur sy gedissiplineerde, sterk krygsmagte. Die Luitenant-goewerneur weet dat die Imperiale regering nie oorkant sy koloniale grense in Bantoewoelinge ingetrek wil raak nie. Hy speel dus sy troefkaart: hy verlang Goderich se instruksies „as to what measures His Majesty's Government would desire to adopt in the probable event of the Border Tribes being forced to take refuge en masse within the Colony."[53]

Die gebied oorkant die Kaapse Oosgrens het skaars tot relatiewe rus gekom toe die kwaaiste bedreiging in jare hom tref. Teen die helfte van 1828 het die grootste veroweraar van die *Difaqane* en een van sy mees vasberade en sterkste slagoffers byna gelyktydig die Mpondo's en die Thembus aangeval. Shaka het self tot by die Mzimkhulurivier saamgegaan en van daar twee impies verder gestuur. Die eerste moes kuslangs die Mpondo's en hul westelike bure aanval, en die tweede moes langs 'n binnelandse roete die Bhacas en ander vlugtelinge uit Natal bedreig. Spesifieke instruksies is deur Shaka aan sy bevelvoerders gegee dat hulle nie te naby aan die Kaapse Oosgrens moes gaan nie. Matiwane het juis in dieselfde wintermaande weer sy Ngwane-hordes na die Thembus gestuur om hul so suksesvolle beesrooftogte van die vorige jaar te hervat. Agter die Kaapse Oosgrenssone het dit gegis en gekook. Gerugte van verdere woelinge is wyd en syd versprei.

Na aanleiding van sy vorige ervaring en beleidsbepalinge het die koloniale owerheid besluit om met 'n werklike sterk mag, bestaande uit vaste troepe, burgerkommando's en Bantoe-krygers, die vuur net daar dood te slaan. Die eerste stap was egter om met Shaka te beraadslaag. Met hierdie doel het majoor Dundas in Julie 1828 met 'n klein geselskap na Mpondoland gegaan. Shaka was reeds weg, en op sy pad terug help 'n Thembumag Dundas om 'n

52. *Ib.*, pp. 20–22 (aanhaling op p. 20). Vgl. ook *ib.*, XXXIII, pp. 454–455. Opmerklik is die onkunde van die Britse owerhede oor Shaka. Minder as 'n jaar voor die dood van die Swart Napoleon van Afrika, toe die Zoeloe-koning reeds die toppunt van sy mag bereik het, skryf Bourke nog aan Goderich op 15 Okt. 1827, dat Shaka, wie se gebied van Port Natal tot die 25ste oosbreedtegraad (*sic*) strek, „appears likely to become a great Conqueror". (Kyk *R.R.C.*, XXXIV, p. 21). Op 14 Julie 1828 skryf majoor Dundas nog vanaf die Basheerivier aan kolonel Somerset dat Shaka deur 'n sterker volk uit sy eie land verdryf is en so verplig is om 'n swerwende lewe te lei. Hy het 'n blote plunderaar geword (kyk Van Warmelo, *History of Matiwane*, p. 238).
53. *Ib.*, pp. 19–21 (aanhaling op p. 21); *ib.*, XXXIII, pp. 443–444.

groep Ngwane (wat hy vir Zoeloes aansien) teen die end van Julie te verslaan. Later sluit hy hom by kolonel Somerset se hoofmag aan, wat aan die Mthatharivier by Mbholompo die groot slag teen die Ngwane lewer, weer in die waan dat hy met die Zoeloes slaags is. Op 27 Augustus 1828, bygestaan deur sowat 26 000 Xhosa-, Thembu- en Mpondo-krygers, verslaan hy sowat 20 000 van Matiwane se horde, wat met vroue, kinders en tienduisende gebuite beeste besig is om op te ruk. Die Ngwanekrygers veg vasberade, maar is glad nie bestand teen gewere en kanonne nie. Matiwane se horde word verpletterend verslaan en begin verbrokkel.[54] Sommige versplinterde groepies Ngwane vind 'n toevlugsoord onder die Xhosa en Thembu, terwyl ander algaande die Kaapse Oosgrenssone insypel. Saam met hulle kom heelwat Thembu en Xhosa wat deur die toenemende onrus van die vorige jare so dikwels in beweging gebring is. Aangesien baie van hierdie Bantoe soveel van die wondere van die Blankes met eie oë waargeneem het, is dit aanneemlik dat talle sou probeer om self weswaarts te gaan om nader daarmee kennis te maak en daarin te deel.

Intussen het die gewone soort grensgerugte en alarms voortgeduur wat sy gewone oes Swart vlugtelinge aan die Kaapse Oosgrenssone besorg het. Die moord op Shaka in September 1828 het egter die dryfkrag uit die Zoeloe-imperialisme gehaal. Ofskoon Dingane nog sy impies teen die Mpondo's uitgestuur het, en so die suidweswaartse beweging van vlugtelinge aangehelp het, het die verdwyning van die swart Napoleon groter rus in die landstreek agter die Kaapse Oosgrens bevorder. Die swerwer Matiwane is terug op sy lang pad na Zoeloeland, waar Dingane se beuels hom ingewag het en sy rustelose bene op KwaMatiwane laat rus het.[55] Ander Bantoe-emigranteleiers het ook uit die omgewing van die Kaapse noord- en noordoosgrense padgegee. Met die verdwyning van die vername hordeleiers gedurende die laat jare twintig en heel vroeë jare dertig het tydelik 'n ietwat rustiger tydperk aangebreek. Moselikatse was honderde myle na die noordweste, Sikonjela ver in die noorde, terwyl Moshesh se diplomasie krygsoperasies probeer beperk het. Nog tot die begin van die Groot Trek kan daar 'n besondere beweeglikheid onder die Nie-Blankes van Suid-Afrika waargeneem word. Van oorkant die koloniale grense sou verdere Swart en Bruin immigrante verwag kon word. Inderdaad het die Kaapse grensdistrikte bekend geword as 'n oord wat sekuriteit aan Nie-Blanke vlugtelinge gebied het.[56] Vuurwapens en perde sou daar ook verkry kon word, wat later in Bantoegebiede groter veiligheid kon verskaf. Al wat nog kortgekom het om die sluise vir Swart immigrante wyd oop te

54. Kaapse argiefstukke oor die gebeure van 1828 is deur Van Warmelo in sy *History of Matiwane*, Hoofstuk 26, gepubliseer. Kyk verder die oorspronklike missives in C.O. 48/124: no. 43, Bourke aan Huskisson, 26 Aug. 1828, met bylaes en C.O. 48/130: no. 8, Cole aan Murray, 31 Jan. 1829, met bylaes (P.R.O.); *O.H.S.A.*, I, pp. 349–350 en 394; Cory, *The Rise of South Africa*, II, p. 354 vlg.

55. Van Warmelo, *op. cit.*

56. Sedert 1829 het Xhosa-aanvalle op Thembus 'n hele aantal van laasgenoemde bv. die blanke Oosgrenssone laat invlug. Vgl. bv. Cory, *op. cit.*, II, pp. 378–380 en noot 1.

maak, was aanmoediging van die kant van die Britse owerheid om in die Kolonie te kom werk.

Met die aanname van Ordonnansie No. 49 van 14 Julie 1828 is die aanmoediging gegee. Hierdie Ordonnansie was getiteld „for the Admission into the Colony, under certain restrictions, of Persons belonging to the Tribes beyond the Frontier thereof, and for regulating the manner of their Employment as free Labourers in the service of the Colonists." Spesifiek word vermeld dat „any Kafirs, Gonaquas, Tambookies, Griquas, Bosjesmen, Bechuanas (Tswanas), Mantatees, Namaquas, or other natives of the interior of Africa" wat begerig is om diens by koloniste te aanvaar, nou deur die Britse owerheid toegelaat mag word.[57] Dit hef ook 'n reeks ordonnansies van 1797 tot 1820 op wat dit tevore verbied het.[58]

Ofskoon 'n ietwat radikale ordonnansie, is dit tog deur voorafgaande gebeure in die vooruitsig gestel. Reeds twee jaar tevore het die Staatsekretaris en lord Charles Somerset oorweeg om na die Kolonie uit te nooi „certain Mantatees and Goes to be employed under indenture in the service of the Colonists". Nadat die menings van vier landdroste van grensdistrikte ingewin en oorweeg was, het die Luitenant-goewerneur-in-rade besluit „that it will be desirable to procure such number of useful labourers from the Frontier Tribes as the Colonists may be desirous of engaging and it may be safe and prudent to admit: . . ." 'n Ordonnansie is opgetrek wat wesenlik verskil van Somerset se voorstel, dit is aanvaar, en Bourke wag nou net op Imperiale goedkeuring.[59]

Met Ordonnansie No. 49 het 'n reeks beskermende bepalings en voorsorgmaatreëls in werking gekom. Daar is bepaal dat Nie-Blanke immigrante (d.w.s. Hottentotte, Boesmans, sowel as Bantoe) van oorkant die koloniale grense tot bepaalde distrikte as veewagters, arbeiders op landerye, huisbediendes of in ander hoedanighede deur die Goewerneur toegelaat mag word. Dadelik na toelating in die Kolonie moet elkeen deur 'n vrederegter of veldkornet van die betrokke distrik van 'n skriftelike pas voorsien word. Op die pas moet aangeteken wees die naam, geslag, ouderdom, stam, lengte, kleur, gelaatstrekke en onderskeidingsmerke van elke immigrant, en dit moet in 'n bepaalde verslagboek genoteer word. Twee keer per jaar moet die vrederegters van die verskillende distrikte aan die Kaapse Regeringsekretaris 'n lys verskaf van passe die vorige halfjaar uitgereik. Niemand mag so 'n immigrant sy pas

57. Ord. No. 49 van 1828 is in *The Cape of Good Hope Government Gazette* van 18 Julie 1828 gepubliseer. 'n Teks met aanduiding van latere wysigings verskyn in *Statute Law of the Cape of Good Hope, comprising the Placaats, Proclamations and Ordinances . . .*, Kaapstad, 1862, pp. 128–136.

58. Te wete die Proklamasie van 27 Junie 1797, gedeeltes van die Proklamasie van 14 Mei 1812, die Proklamasie van 8 Augustus 1817, en dié van 28 Januarie 1820.

59. *R.C.C.*, XXXII, pp. 53–54 (aanhalings op p. 53), Bourke aan Bathurst, 30 Junie 1827. Vir die verrigtinge in die Raad aan die Kaap en die oorweegde stukke vgl. *ib.*, XXXIV, pp. 340, 367–374, 394–406 en 424–434.

ontneem nie, of dit aan 'n ander laat oordra nie, of hom met geweld in sy diens aanhou nie. Geen immigrant mag sonder 'n pas in diens geneem word nie; en vir tydperke langer as 'n maand moet 'n skriftelike kontrak voor 'n beampte aangegaan word. Terwyl elke party 'n kopie van die kontrak ontvang, moet 'n derde kopie by die betrokke beampte in 'n spesiale boek aangeteken word. Die regte van immigrantekinders waarvan die ouers nog lewe, word beskerm; en spesiale voorsiening word gemaak vir die inboek van weeskinders, of verlate klein kinders (jongetjies tot 18 jaar en meisies tot 16) voor 'n beampte. Rondgaande regters sal die betrokke registers inspekteer.

Immigrante wat sonder die voorgeskrewe dokumente ronddwaal, of met passe, maar sonder 'n eerlike middel van bestaan, moet gearresteer en na die naaste magistraat gebring word, wat hulle na hul diensgewers sal terugstuur, of onder kontrak plaas, of oorkant die koloniale grense deporteer. Diegene wat gedeporteer is en dan terugkeer en weer rond dwaal, kan een jaar tronkstraf kry. Enige Nie-Blanke immigrant wat van 'n pas voorsien is, mag hom, met verlof van die inwonende sendeling, op enige sendingstasie binne die Kolonie vestig. 'n Swaar straf van sewe jaar deportasie uit die Kolonie word ingestel vir persone wat Nie-Blanke immigrante as slawe behandel.

Wat was die motivering van die radikale Ordonnansie No. 49 van 1828? Daar was verskeie oorwegings. Die eerste was van praktiese aard. Die Britse owerheid het geglo dat dit nie meer *moontlik* was om die duisende Swart immigrante wat as gevolg van die *Difaqane* en verhoogde bevolkingsdruk in Kafferland die grensdistrikte wou inkom, daaruit te hou nie. Verder het die owerheid gemeen dat, weens die groot gebrek aan swart arbeiders in die Kolonie, dit nie meer *wenslik* was om die Swart immigrante daar uit te weer nie. Dan was daar die filantropiese oorweging dat van regeringsweë toegesien moet word dat die nuwe Swart immigrante, wat in elk geval gaan instroom, so *mensliewend* moontlik behandel word. Regulasies moes dus in Ordonnansie No. 49 opgeneem word om te verseker dat die dienshere hulle nie mishandel nie en dat hul regte as arbeiders behoorlik deur die administratiewe masjinerie van die grensdistrikte beskerm word. In ooreenstemming met die welbekende Ordonnansie No. 50, wat slegs drie dae later ook onder die luitenant-goewerneurskap van die filantropiesgesinde Bourke gepasseer is, is die filantropiese motief voorop: ook bewegingsvryheid word aan Nie-Blankes verleen, buite en binne die Kolonie.[60] Uit die bepalings van Ordonnansie No. 49

60. Die teks van Ordonnansie No. 50 van 1828 is in *The Cape of Good Hope Government Gazette* van 25 Julie 1828 gepubliseer, terwyl 'n verkorte teks deur G. W. Eybers in *Select Constitutional Documents illustrating South African History 1795–1910* afgedruk is op pp. 26–28. Vir Bourke se filantropiese beleid kyk Hazel King: „The humanitarian leanings of Governor Bourke," in *Historical Studies Australia and New Zealand*, X, 37, Nov. 1961, pp. 19-27. Die Bourke Papers berus in die Rhodes House-Biblioteek te Oxford en mikrofilms daarvan in die Kaapse Staatsargief.

blyk dat, hoewel die belange van die dienshere op verskeie maniere beskerm word, dit by uitstek die belange van die diensnemers is wat hier sorgvuldig omlyn word. Gedurende die volgende dekade sou dit nie alleen nodig word om deur nuwe regulasies die belange van die dienshere beter te beskerm nie, maar sou ook administratief opgetree moes word om dienshere se belange in die praktyk meer te beskerm. Saam met die filantropiese oorweging is daar gekombineer 'n grensbeveiligingsmotief. Die Britse owerheid het geargumenteer dat, wanneer Nie-Blankes meer in kontak kom met die Kolonie, hul beskawingspeil sou styg. Dan sou hulle nie net meer Britse handelsware aankoop nie, maar daartoe meehelp om die grenssone te pasifiseer. So kon ook heelwat geld gespaar word.[61]

Die uitwerking van hierdie radikale beleid was om die Kaapse grenssone aanmerklik te verbreed. Tevore is gepoog om 'n absolute grenslyn, of desnoods 'n smal grensstreek, op te werp as skeiding tussen Swart en Blank. Nou sou Fingo's so ver weswaarts as die Tsitsikamma, in die distrik George, agter die ou grenssone gevestig word, terwyl sendelinge, handelaars, amptenare, en selfs boere, hulle diep in Kafferland sou ophou.[62] In die dekade voor die Groot Trek vind daar dus 'n steeds groter saamwoon van verskillende rassegroepe plaas.

Wat was die praktiese uitwerking van Ordonnansie No. 49? Hetsy as oorsaak, hetsy as gevolg, van die Ordonnansie, het Swart en Bruin immigrante in steeds groter getalle die koloniale grensdistrikte ingestroom. Soos hierbo aangetoon, het die praktyk in die administrasie van die Ordonnansie soms heelwat van sy teorie verskil. Sterk besparingsoorwegings en Kaapse geldelike tekorte het dit vir die Britse owerheid onmoontlik gemaak om dit doeltreffend gedurende die dekade voor die Groot Trek te administreer.

Die filantropies gesinde luitenant-goewerneur Bourke het kort na die aanname van Ordonnansie No. 49 die Kaapse bewind aan sir Lowry Cole oorgedra. Die nuwe Goewerneur het op 25 Augustus 1829 die Ordonnansie, in soverre dit die Xhosas raak, opgeskort. Voortaan sou sendelinge nie meer die reg hê om passe aan die Xhosas uit te reik nie, want dit sou die instroming van te veel Xhosas in die Oosgrensdistrikte meebring.[63] In die praktyk het dit

61. Vgl. Muller, *Britse Owerheid*.
62. Vgl. die Rex Papers, Lêer 6, briewe van George Rex, Sr. aan sy seun F. Rex, 18 Sept. 1835 (S.A.B.).
63. Die betrokke Proklamasie deur Cole, gedateer 25 Augustus 1829, is in die *C. of G.H. Govt. Gazette* van 28 Augustus 1829 gepubliseer. Uit die korrespondensie blyk dat daar 'n vrees ontstaan het in Albanie en Somerset dat Xhosas onder dekmantel van die Ordonnansie die Kolonie instroom om 'n aanval daarop te maak. Gevolglik het die Goewerneur die suggestie van die Siviele Kommissaris van Albanie en Somerset op 19 Augustus 1829 (Ay. 9/6: Albany Lett. Book, 1828-1832, brief aan Kaapse Regeringsekr., pp. 266-267) aanvaar en aan die staatsekretaris voorgestel dat daaraan gehoor gegee word (G.H. 23/9: no. 39, Cole aan Murray, 2 Sept. 1829, pp. 125-126, waarvan die oorspronklike in C.O. 48/131, P.R.O., berus). Hoewel kort daarop gerap-

min verskil gemaak: passe is nog deur sendelinge aan Xhosas uitgereik; en al die ander Nie-Blanke immigrante het steeds die Oosgrensdistrikte ingekom. Met die swak plaaslike administratiewe masjinerie kon die sluise wat in 1828 heelwat verder oopgedraai is, nie weer toegedraai word nie. Volgens plaaslike dokumente het die toepassing daarvan nooit opgehou nie. In sommige distrikte is die voorgeskrewe dokumente van 1828 tot die aanvang van die Groot Trek gehou; in ander distrikte word gekla dat die dokumente nie volgens die voorskrif van die Ordonnansie ingevul is nie. Allerhande onreëlmatighede het voorgekom.[64] Nie-Blankes sonder passe het onwetend en wetend die afgeleë en ongemerkte grense ingestroom. Waarskynlik het daar heelwat meer Nie-Blanke immigrante sonder passe en sonder registrasie die Kolonie ingekom as met die voorgeskrewe dokumente. Teen die begin van 1837 was daar baie duisende meer sulke Nie-Blankes in die grensdistrikte gevestig, of daar aan die rondswerf, as wat daar Blankes was wat as Voortrekkers die Kolonie verlaat het. Juis omdat die grensadministrasie in die vroeë jare dertig in sommige opsigte feitlik in duie gestort het, beskik ons nie oor akkurate verslae om die tempo en volume van die Swart en Bruin immigrasie presies te bepaal nie.[65]

Uit die beskikbare plaaslike dokumente is dit egter duidelik dat die grensdistrikte oorstroom is deur groot en klein groepe Nie-Blanke uitlanders; en hulle het gekom uit die ooste, die noordooste, die noorde en noordweste. Dit was 'n voortsetting van die stroom van voor 1828; net die sluise is wyer oopgedraai. Soms het sendelinge oorkant die grense immigrante gestuur, soms het Blanke werkgewers in die Kolonie geskikte immigrante aangevra. Die Bantoe was sterk in die meerderheid. Uit die ooste en noordooste het Xhosas, Fingo's (saamgestel uit verskillende stamme) en Thembus gekom; uit die noorde Ngwane, Hlubi, Rolong, Basoeto, Tswanas en andere; uit die noordweste

porteer is dat dié gerugte oordrewe was, is die formele, gedeeltelike opheffing van die Ordonnansie tog nog gehandhaaf (*ib.*, ongenommer, Cole aan Hay, 25 Nov. 1829, pp. 131–132 en *ib.*, no. 1, Cole aan Murray, 2 Jan. 1830, pp. 135–143. Die oorspronklike berus in C.O. 48/135, in die P.R.O.).

Sommige historici het nie besef dat die Proklamasie van 25 Augustus 1829 nie die hele Ordonnansie No. 49 van 1828 opgehef het nie. Vgl. o.a. *C.H.B.E.*, VIII, p. 311; Theal, *History of S.A. since 1795*, II, p. 11; Cory, *The Rise of S.A.*, II, p. 361; asook MacMillan, *B.B.B.*, 1963-ed., pp. 87–88.

64. Vgl. o.a. C.O. 2742: no. 52, met kopie van registers, Albanie en Somerset, 1833; Ay. 9/6: no. 210, Siviele Kommissaris van Albanie en Somerset aan Kaapse Regeringsekretaris, 21 Aug. 1829, pp. 267–268; en *ib.*, *ib.* aan *ib.*, 5 Okt. 1832, p. 537.
65. Kyk o.a. Somerset-Oos 10/59: ongenommer, assistent- siviele kommissaris J. F. Ziervogel se verslag oor 'n memorie deur inwoners van die subdistrik Cradock aangaande die arrestasie van en beskerming teen Nie-Blankes sonder vaste verblyfplek of werk, gedateer Cradock, 17 Mei 1834 (bladsye ongenommer); C.O. 2749: no. 60, siviele kommissaris D. Campbell vir Albanie en Somerset aan Waarn. Regeringsekretaris, 9 Mei 1834 en bylae; Somerset-Oos 8/99: ongenommer, veldkornet S. J. van Wyk aan resident-magistraat, gedateer Tarka, 6 Jan. 1829.

Betsjoeanas, Rolong, Kwena en elemente uit ander stamme. Ook Hottentot-, Griekwa-, Koranna- en Boesman-elemente het uit die noorde en noordweste aangekom en so Swart met Bruin afgewissel. Baie Swart en Bruin elemente is onder relatiewe groot druk van agter die koloniale grense ingeforseer en die swak grensmasjinerie wat Ordonnansie No. 49 moes administreer, was hopeloos ontoereikend. Beheer het in so 'n mate verlore gegaan dat dit eintlik nooit weer heeltemal herwin is nie. Daar is praktyke ingestel wat as presedente beskou is en wat nooit weer sou verdwyn nie. Met die groot gewapende Bantoegroepe wat in dié jare die uitgestrekte grensdistrikte ingestroom het, het die Britse grensadministrasie nie raad geweet nie: inderdaad het die wet nie daarmee rekening gehou nie, want die grootskaalse instroming was inherent 'n militêre vraagstuk. 'n Paar beamptes en 'n handvol polisie, met gewone tronke en howe, kon dit nie hanteer nie. In die breër wordende grenssone is onrus só grootliks verhoog. Blanke dienshere, en veral boere, het die grotendeels onbeheerste vloed van Swart en Bruin immigrante dus dikwels geen werklike bate nie, maar dikwels 'n belemmering vir hul bedrywighede gevind. Nieteenstaande daar gepoog is deur opskorting van Ordonnansie No. 49, en ook deur ander periodieke maatreëls, om onrus in die grensdistrikte te verminder, kon met die ooptrek van die sluise in 1828 tot die begin van die Groot Trek, nie weer behoorlik beheer herwin word nie. Die feit dat dit aan 'n regering, wie se optrede deur finansiële en filantropiese oorwegings aan bande gelê is, opgedra is om die enorme bevolkingsdruk deur die *Difaqane* veroorsaak teen te hou – nadat Ordonnansie No. 49 een keer in werking gestel was – het die beste pogings tot mislukking gedoem.[66]

Op 17 Julie 1828, die dag voordat Ordonnansie No. 49 bekend gemaak is, het luitenant-goewerneur Bourke ook Ordonnansie No. 50 onderteken. Volgens laasgenoemde Ordonnansie sou Hottentotte en ander vry Gekleurdes nie langer passe in die Kaapkolonie hoef te dra nie. Dit het beteken dat Blankes nie meer die reg sou hê om te eis dat hierdie Nie-Blankes passe op aanvraag sou hoef te vertoon nie. Gevolglik sou dit bykans onmoontlik word om Ordonnansie No. 49 in die grensdistrikte effektief in hierdie opsig toe te pas. Die kern van immigrantebeheer was die uitreik en dra van skriftelike passe waarop allerhande besonderhede aangeteken is; en by indienstrede vir langer as 'n maand, die uitreiking van skriftelike, amptelike kontrakte. Wanneer immigrante binne die Kolonie ronddwaal sonder die voorgeskrewe dokumente of sonder 'n eerlike middel van bestaan, moes hulle, kragtens Ordonnansie No. 49, gearresteer en na die naaste magistraat gebring word vir herindiensneming of deportasie oorkant die koloniale grense. Sonder inspek-

66. 'n Ontleding van die koloniale pas- en kontrakdokumente behoort dit moontlik te maak om verdere stamelemente te onderskei. Vgl. o.a. talle registers in C.O. 2742 en C.O. 2749.

Die Britse owerheid is reeds voor die Groot Trek tussen botsende beleidsfaktore vasgeknel. Kyk Muller, *Britse Owerheid*, pp. 31–59.

sie van hul dokumente, sou nie bepaal kon word of Nie-Blankes immigrante is nie, en indien wel, wat hul status is nie.[67]

Kort na die aanname van Ordonnansie No. 49 het dienshere in die distrik Albanie formeel aansoek gedoen om die toesegging aan hulle van immigrante-arbeiders van oorkant die koloniale noordgrens. Deur die administratiewe masjinerie van Albanie is daar 16 „Betsjoeanas" (Tswanas) van die Wesleyaanse sendelinge Hodgson en Archbell aangevra. Ook is drie „Caffres" van die sendeling W. Thomson aan die Chumie versoek. Die vergoeding aangebied het gewissel van 24 tot 120 riksdaalders (£1-16s tot £9) per jaar, met 'n gemiddelde van sowat 35 riksdaalders (£2-12-6d); en hulle word benodig merendeels vir buitewerk.[68] Dit is duidelik dat sendelinge oorkant die grense 'n vername rol toegesê word in die keuring en toelating van die immigrante. Teen November 1828 vind assistent- siviele kommissaris J. F. Ziervogel dit nodig om die Ordonnansie só te vertolk dat die aanbeveling van sendelinge nie nodig is nie: Nie-Blanke vreemdelinge kan self kom om kontrakte van indiensneming in die Kolonie aan te gaan.[69]

Die inkom van groot groepe Nie-Blankes in die grensdistrikte het spoedig 'n probleem opgelewer. Wesentlik was dit teenstrydig met Ordonnansie No. 49. Omdat hulle gewoonlik gewapen was, bevrees was vir hul lewe en vasberade om hulself en hul laaste besittings te beskerm, en daarby moeilik om mee te kommunikeer, kon dokumente nie gewoonweg van hulle opgeëis word nie. Nog in die tweede helfte van 1828 is prokureur-generaal A. Oliphant gevra om i.v.m. die „apprehension of marauders" 'n regsvoorskrif te gee. Oliphant meen dat die „Clerk of the Peace", nadat 'n voorlopige ondersoek ingestel is, hom tot die resident-magistraat moet wend om 'n lasbrief om die swerwerbende te arresteer. Die siviele kommissaris moet in kennis gestel word van die gevaar aan so 'n operasie verbonde en die grootte van die gewapende mag wat vereis word. Dan moet die siviele kommissaris aan die veldkornet instruksies gee waar hy die nodige hulp moet verleen sodat amptenare die lasbrief kan bestel. Oor hoe die lasbrief uiteindelik op die bende bestel moet word, sê Oliphant, kan hy hom nie uitspreek nie. Sy advies is bloot dat wapens nie gebruik moet word nie, tensy alle ander metodes misluk het. Aangesien die prokureur-generaal verder meen dat daar gewoonlik met slegs klein groepies rondlopers te kampe is, dek sy advies slegs sulke gevalle. Geen helderе prosedure word neergelê nie. Sy engere regsbenadering skyn, by gebrek aan regsmasjinerie in die uitgestrekte grensdistrikte, in heelwat opsigte onprakties te wees.[70]

67. Kyk Eybers, *Select Const. Docs.*, pp. 26–28, vir 'n verkorte weergawe van die bepalings van Ordonnansie No. 50; en ook in Franken, *P.R.*, pp. 346–347.
68. C.O. 2705: no. 204, De Villiers, „Clerk of the Peace" Albanie, aan Waarn. Regeringsekr. Bell, Grahamstad, 6 Sept. 1828.
69. C.O. 2705: Ziervogel aan „Clerk of the Peace" Van N. Onkruydt, Eldon, 22 Nov. 1828, pp. 98–99 en *ib.* aan „Clerk of the Peace", Uitenhage, 10 Okt. 1828, p. 178.

Teen 15 Desember 1828 word Oliphant deur die Goewerneur aangesê „to propose a scheme to prevent the numerous depredations which are daily committed in certain Districts by wandering Hottentots, Bastards and other persons of Colour upon the property of persons living in remote situations". Oliphant se voorstel is om 'n kommando op te roep, met sekere voorsorgmaatreëls sodat misbruike uitgeskakel kan word. Geen „onnodige geweld" moet gepleeg word nie en geen vuurwapens moet gebruik word tensy vuurwapens eers teen die kommando gebruik is nie. Die kern van sy plan is om so 'n oormag teen die rondloperbendes uit te stuur dat hulle vreedsaam gearresteer kan word, om voor die betrokke plaaslike beampte gedaag te word; en in die geval van uitlanders volgens Ordonnansie No. 49 se bepalings gehanteer te word.[71]

In Augustus 1829 skets die grenskommandant, luitenant-kolonel H. Somerset, die toestand van toenemende onrus in die suidelike grensdistrikte as gevolg van die toepassing van Ordonnansie No. 49. „I cannot but consider that the number of Persons who continue to receive permission to enter the Colony with passes from the Missionaries" – so skryf hy – „are but adding fuel to the Flames that is shortly to consume us, and I lament that I do not feel myself authorised to desire the missionaries to discontinue giving such passes for the present.

„Sometimes these people congregate in parties of *Fifty* and infest the Country. I fell in with a Party of eleven yesterday, with passes of upwards of a Month's date, who were wandering about the Koonap, never having offered themselves for Service.

„The whole of the Country between the Kat and Fish Rivers is full of Kaffres, my Patroles are out in every direction, but I did not pass a Farm where depredations were not complained of, and I found the whole country in the greatest state of alarm."[72]

'n Week later – op 25 Augustus 1829 – het Cole dan ook besluit om Ordonnansie No. 49 op te hef. Daar het net te veel swart immigrante onder hierdie Ordonnansie, veral met passe deur sendelinge uitgereik, oor die koloniale grense gekom. Die landlopery en veediefstalle waaroor Somerset gekla het, het onmoontlike afmetings aangeneem. In die regeringskoerant van 28 Augustus 1829, waarin die opheffing bekend gemaak is, word aangekondig dat alle swart rondlopers wat sonder werk is, ontwapen en gearresteer moet word.[73] 'n Paar dae later rapporteer Cole aan die Staatsekretaris oor die gevaarlike toestand

70. A.G. 2156: Prokureur-generaal aan Waarn. Regeringsekr., 25 Sept. 1828 en 20 Junie 1828, pp. 173–174 en 116–117. Vgl. ook *ib.*, *ib.* aan vrederegter Clanwilliam, 6 Junie 1828, pp. 98–99 en *ib.* aan „Clerk of the Peace" Uitenhage, 10 Okt. 1828, p. 178.

71. *Ib.*, Prokureur-generaal aan Waarn. Regeringsekr., pp. 193–194.

72. L.G. 4: Somerset aan Siv. Kom. Campbell van Albanie en Somerset, 18 Aug. 1829, pp. 16–17.

73. Franken, *P.R.*, pp. 347–348 en noot 5.

op die Oosgrens, sy verdedigingsbeleid en sy suspendering van die Ordonnansie.[74]

'n Bietjie meer as 'n jaar later berig siviele kommissaris Van Ryneveld van Graaff-Reinet aan kommissaris-generaal Stockenstrom van die Oostelike distrikte oor die moeilike bestaan van die grensboere in dié noordelike distrik weens baie jare van ongeëwenaarde droogte en sprinkane. Dan voeg hy by: „you are not ignorant of the heavy Tax they are continually subject to from the calls upon their humanity by many of the People belonging to the numerous Tribes beyond the Boundary who came into the Colony begging for Food, and having myself very often been an Eye witness that such application to the Colonists have never been made in vain . . ." Hy kan dus die waarheid bevestig van dié bewerings in 'n petisie deur veldkornet P. van der Walt van Onder-Zeekoerivier.[75]

Of daar teen hierdie tyd daadwerklike pogings was om Ordonnansie No. 49 toe te pas, het byna glad nie meer saak gemaak nie. In die vroeë jare dertig het Griekwa- en Basterruiters met vuurwapens op die noordwes- en noordgrens die verbrokkelde Bantoestamelemente aangeval. Mans, vroue en kinders is gedood en alle vee is gebuit. Dit het meermale met die Betsjoeanas gebeur, en dan het hulle gewoonlik òf die Kolonie ingevlug as hulpbehoewendes òf op hulle beurt ander stamme, soos die Thembu, aangeval om weer vee te bekom. Wanneer hulle misluk, moes hulle tog die Kolonie invlug, en wanneer hulle slaag, kon sommige Thembu weer as hulpbehoewendes in die Kolonie verwag word.[76] Alle pogings om vuurwapens en ammunisie van die gekleurde kommando's te weerhou, het misluk; dieselfde geld vir pogings om hulle roofekspedisies te keer. In daardie dorre geweste was die Britse owerheid nie bereid om met troepe die orde te handhaaf nie. Gevolglik moes daar met lede oë toegesien word hoe dié noordelike grensdistrikte veral deur vlugteling-„Betsjoeanas" oorstroom word, wat om humanitêre redes nie na hul dood teruggestuur kon word nie. Geen wonder dan dat die plaaslike owerhede, om presies dieselfde redes wat tot die aanvaarding van Ordonnansie No. 49 gelei het, voortgegaan het om die Swart en Bruin uitlanders volgens die bepalings van die Ordonnansie te hanteer nie. Daar was ook oorlogvoering tussen die Griekwas en Korannas, wat weer gesamentlik die Boesmans aangeval het. Onder die Bruin immigrante in die noordelike grensdistrikte kry ons dan ook 'n redelike persentasie vlugteling-Korannas en -Boesmans.[77]

74. C.O. 48/131: no. 39, missive gedateer 2 Sept. 1829 (P.R.O.).

75. L.G. 3: brief gedateer 4 Nov. 1830, pp. 138–139 (aanhaling). As bylae hierby gaan die petisie van P. van der Walt en andere „Aan den Land vaders" (Cole, Stockenstrom en Van Ryneveld), van 7 Okt. 1830, pp. 140–147.

76. L.G. 3: Waarn. Siviele Kommissaris aan Kommissaris-generaal, Graaff-Reinet, 19 Julie 1831, met bylaes, pp. 165–171; *ibid.*, Van Ryneveld aan Kommissaris-generaal, Graaff-Reinet, 13 Maart 1832, pp. 223–228; C.O. 2742: veldkomdt. Van Wyk aan siviele kommissaris Campbell (vertaling), Tarka, 27 Junie 1833, bylae in Campbell aan Waarn. Regeringsekr., Grahamstad, 12 Julie 1833.

Teen 1833 kry ons talle getuies uit verskillende oorde oor die verloop van sake wat Swart en Bruin immigrante in oorweldigende getalle die grensdistrikte laat instroom het.

Oor die noordgrens getuig die Franse sendeling eerw. J. P. Pellissier: „The civil state of the Country beyond the Colonial boundary is deplorable. The Corannas, the Griquas, the Bastards live entirely by pillage and rapine. They were never so barefaced in their enormities as now. In former years they were satisfied to bear arms against and to attack the Bechuanas and bordering Tribes of Caffres, but this year they plunder all strangers and all neighbours." In 1832 het die Korannas van die Rietrivier Moshesh aangeval, baie Basoeto's gedood en groot getalle vee geneem; en in 'n aanval op Platberg 'n groot aantal vee van „Betsjoeanas" gebuit.[78]

Siviele kommissaris D. Campbell van Albanie lig die Goewerneur in Julie 1833 in „that for some months back the tribes beyond the boundary of the Colony, from the Winterberg to the Orange River, have been in continued conflict with each other, and that numbers of them have, in consequence thereof, taken refuge within our territory." Hy is nie seker wat die woelinge veroorsaak het nie, maar meen „it is probable that they originate in the great number of Bechuana tribes whom Dingan and other powerful Chiefs have driven from the interior towards the Colony where they are attacked by Coranas and Bastards who are provided with arms and ammunition and consequently easily subdue and slaughter them". Dan kom Campbell by sy probleem: „So great . . . has been the influx of these people (chiefly Bechuanas) into our territory that I feel myself under the necessity of requesting instructions for my guidance on this head.

„These people have usually cattle in their possession, and they decline entering the service of the farmers, who are well disposed to employ them. On the other hand they exhibit the utmost repugnance to repass our limits alleging that if they do so, they are certain of being put to death by their enemies, with whom they cannot contend for the reasons above stated."

Ten slotte rapporteer hy „the great inconvenience that arises to the Colonists from the number of Caffres, known by the name of Gonah's who have dispersed themselves over the Settlement at the head of the Kat River and the adjoining Country". 'n Aantal van hulle was tevore by die Chumie-instituut gevestig, maar hoe hulle die Kolonie binnegekom het, weet hy nie. Hulle trek net soos die Kaffers aan en kan nie van laasgenoemde onderskei word wanneer hulle rondbeweeg nie, „which gives facilities to other Caffres to enter and commit depredations".[79]

Vier dae tevore het J. O'Reilly uit Cradock aan Campbell geskryf: „I

77. Vgl. o.a. L.G. 2: Van Ryneveld aan Bell, 18 Sept. 1828, pp. 123–150; L.G. 3: Van Ryneveld aan Stockenstrom, 7 April 1830, p. 102.
78. Ay. 8/84: ongedateerde stuk, gebind by dokumente van 1833.
79. C.O. 2742: no. 110, aan Waarn. Regeringsekr., Grahamstad, 12 Julie 1833.

fear unless something is done that we shall have them within the boundary for the flocks of Mantatees xc xc now in this part of the District is incredible. They are obliged to seek shelter and are going about with their flocks in all directions, return they will not as numbers of them have been murdered lately by the Corannas and other tribes beyond the limits. The Law on this point, I mean apprehending them when found in the Colony without passes (particularly as they go in such numbers), cannot with humanity be acted upon . . . Whats to be done? . . . Field Cornet Van Heerden has just brought me a troop of half Caffres who state that they were forced to come into the Colony from the ravages and murders committed on them. They are now near this with about 200 head of cattle and as to apprehending and keeping such a troop in Gaol at the expense of Government – its out of the question, particularly with my police, two Constables.

„I hope you will consider the matter for unless something is done soon we shall have the District swarmed (*sic*) with the poor creatures."[80]

Wat kon die Britse owerheid met so 'n probleem in die grensdistrikte uitrig? Nie veel nie.

In 1834, toe die katastrofe van die Sesde Oosgrensoorlog die Oosgrenssone getref het, is die onrus daar grootliks deur Swart en Bruin immigrante vererger. Noudat alle kragte daarop toegespits is om die Xhosas uit die Kolonie te weer, kon sulke immigrante nog makliker inkom en hulle stewiger as tevore daar vestig. Op 14 Oktober 1835 het die Goewerneur inderdaad beveel dat alle Fingo's, „Betsjoeanas" en ander vreemdelinge uit die binneland – waarvan baie op verskillende plase gevestig was, terwyl ander rondgeswerf het sonder 'n vaste woonplek of eerlike bestaansmetode – oorkant die koloniale grense verwyder word. Nieteenstaande die instruksie, volgens Campbell, destyds uitgevoer is, het die inboorlingstamme weer die inwoners van Albanie en Somerset lastig geval. Siviele kommissaris Campbell van Albanie deel mee aan kaptein A. B. Armstrong, vrederegter te Fort Beaufort, op 16 April 1836 dat baie immigrante „are wandering about the immediate Frontier line, without any fixed place of Residence, committing acts of depredations, or compelling the inhabitants to comply with their demands for food". Campbell versoek Armstrong om hulle oor die grense te stuur soos deur die Goewerneur beveel is.[81] Op dieselfde datum skryf hy ook aan H. Hudson dat berig word dat baie Swart immigrante in die distrik Somerset, veral noord en suid van die Winterberg, rondswerf en die inwoners plunder en afpers. Aangesien daar gerapporteer word dat baie van hulle passe het, stel hy voor dat alle passe geregistreer word ooreenkomstig Ordonnansie No. 49 sodat hulle getalle akkuraat bepaal kan word.[82] Baie van die onrus waarvan in Hoofstukke V en VI ge-

80. *Ibid.*, 8 Julie 1833, bylae in no. 110, Campbell aan Waarn. Regeringsekr., 12 Julie 1833. Onder „half Caffres" word bedoel „Gonah's", of half-Kaffers en half-Hottentotte. Vgl. ook Ay. 9/7: pp. 58–59.
81. Ay. 9/20: p. 24.

tuig word, word by name aan dié Nie-Blanke uitlanders toegeskryf. Hulle versnelde immigrasiestroom, wat saamgevloei het met die rondlopery van Xhosas en Gekleurdes, het die kameel van rus en orde se rug gebreek. Inderdaad is die hoogtepunt teen die einde van die Oorlog bereik met die begeleiding deur Britse troepe van byna 17 000 Fingo's tot binne die veiligheid van die koloniale grense. Tesame met diegene wat reeds in die Kolonie was, het dit die getalle Nie-Blanke immigrante beslis tot ver bokant die onbetroubare amptelike syfers opgeskuif.[83]

Die Nie-Blanke immigrant het kennelik 'n belangrike rol in die Blanke grensboergemeenskap gespeel. Sy negatiewe rol as werklose landloper en gewapende onrusverhoger, wat nòg die Kolonie wou verlaat nòg as arbeider daarin sou inpas, het reeds aandag geniet. En later word sy rol dus as mede-veroorsaker van die Groot Trek behandel. Na sy positiewe rol moet nou gekyk word.

In die dekade vóór die Groot Trek het die grensboergemeenskap bestaan uit 'n bonte mensemassa, met vele botsende belange, onderlinge jaloesieë en soms 'n hewige afkeer van mekaar.[84] Soos kenmerkend ook van grensgemeenskappe elders in die wêreld, het uit sy kookpot dikwels radikale woelinge opgeborrel, wat die swak owerheidsgesag slegs op sy eie voorwaardes wou aanvaar. Grenstradisies is dié van stryd – na binne sowel as na buite. Gemoedere is nog geroer deur herinneringe en griewe van ou mislukte opstande of onsuksesvolle wapenpogings. Die Afrikanerboer het dit in hom omgedra; die Hottentot en Baster en die Boesman het dit in hulle omgedra; ook die Xhosa het dit gehad.

Op die ontsaglike uitgestrekte gebied van sowat 37 000 vk. myl, teen 1837 uiteindelik in sewe administratiewe distrikte verdeel, het nominaal gewoon (want baie boere was oorkant die koloniale grense om weiding vir hul vee te vind) sowat 23 600 Blankes en sowat 25 500 Gekleurdes, insluitend Hottentotte. Slegs in een distrik, Cradock, was die Blankes in die meerderheid. Nog nie 1½ persone het op 'n vierkante myl gewoon nie. Ekonomies het die bevolking hulle oorweldigend op die landbou toegespits. Behalwe Grahamstad, was die grensdorpies klein en onderontwikkeld. Daarby moet in ag geneem word dat talle Trekboere oorkant die Oranjerivier afwesig was, en dat die bevolking van die oostelike grensdistrikte deur baie duisende Nie-Blanke vlugtelinge van anderkant die koloniale grense aangevul is.[85]

82. *Ibid.*
83. Ayliff en Whiteside, *History of the Abambo*, pp. 28–34; *Cape of Good Hope Blue Book*, 1838, pp. 192–193.
84. Kyk hierbo in hierdie hoofstuk asook in Hoofstuk IV.
85. *Cape of Good Hope Blue Book*, 1838, pp. 192–193. Weens swak beamptes, onnoukeurige opnames en trae opstuur van gegewens, moet alle statistieke as by benadering beskou word. In Albanie met byna 9 persone per vk. myl, oortref die sowat 6 600 Blankes die Gekleurdes met meer as 800; maar dan kom daar sowat 3 500, hoofsaaklik Swart, vreemdelinge by.

Teoreties is die grensdistrikte deur die Blanke gedomineer. In die praktyk het die wil van die Blanke egter nie gereeld geseëvier nie. Die beamptes in die grensdorpe was in die reël met te min magsmiddele beklee om die Blanke owerheid se beleid daadwerklik toe te pas. Op sy afgeleë plaas het die boer oor 'n redelike mate van outonomie in die breë raamwerk van die regeringsbeleid beskik.

Die Gekleurde en die Hottentot het 'n oorgangsposisie beklee tussen dié van 'n Bantoestamlid en 'n vryburger; en die beste elemente onder hulle het steeds geprobeer om in die gunstigste posisie in die Blanke grensgemeenskap opgeneem te word. Hulle het Afrikaans gepraat, Westerse klere gedra, gewoonlik Afrikaanse name en vanne gehad, en Europese gebruike probeer handhaaf. Met hierdie Westerse simbole wou die beter klas Gekleurde graag op gelyke voet met die Blankes behandel word.[86] Daar was egter ook 'n groot swak klas Gekleurdes – onverantwoordelik, onbestendig, rusteloos, kortsigtig en dranksugtig. Dit was juis die groot getalle van hierdie soort Gekleurdes wat te Katrivier, in dorpe en op die talle sendingstasies binne die Kolonie gevestig was, of los en vas in die grensdistrikte rondgeswerf het, wat nou 'n swak naam aan die Gekleurdes in die algemeen besorg het.

Dit is begryplik dat daar heelwat verset van die kant van Blankes was teen moontlike aspirasies van dié Gekleurdes om grond op gelyke voet te besit en om vrylik rond te beweeg om 'n eie arbeidsveld te soek. Teen die verset en ongunstige uitsprake deur Blankes het baie van die Gekleurdes op hulle beurt weer skerp en emosioneel gereageer. Met die grensboere se gebruik om hulle in 'n onderhorige posisie in die Blanke gemeenskap in te skakel, het hulle nie genoeë geneem nie. Hulle het hulself bo die Xhosa en die Boesman geplaas. Teen die end van die agtiende eeu het hulle reeds ooreenkomstig Westerse patroon teen die Boesman, die Xhosa asook die Blanke geveg. Gevolglik het hulle dikwels 'n baie selfstandige houding aangeneem wanneer hulle nòg deur die Staat nòg deur die Kerk nòg in die ekonomies-sosiale sfeer 'n status gegun is wat hulle bevredig het. Omdat passiwiteit oor die algemeen kenmerkend is van die groot gros van die Gekleurdes, val dit moeilik om hul presiese reaksie uit nagelate kontemporêre dokumente vas te stel. Hul mening kan dikwels nie van dié van 'n belanghebbende sendeling onderskei word nie. Baie van hulle was wesentlik nog pastorale nomade wat nie maklik selfs deur goeie lone tot inspannende hande-arbeid aangespoor kon word nie. Nadat Ordonnansie No. 50 van 1828 aangeneem was, was hulle tot 1842, toe die Ordonnansie hersien is, onder buitengewone swak beheer: 'n oormaat van vryheid het van baie van hulle swerwers en rondlopers gemaak. Teen harde werk op landerye en in tuine was hulle gekant; as veewagters en wadrywers het hulle die beste gedeug, maar daar was 'n gebrekkige tydsbesef by hulle. Die versoeking om hul besittings in geld om te sit én hul geld in die kantien te

86. Kyk Hoofstuk IV.

spandeer, kon hulle op die talle nuwe grensdorpe net nie weerstaan nie.[87]

Behalwe die talle boere wat gekla het oor die optrede van Gekleurdes en Hottentotte as veewagters, vertel 'n bekende reisiger van sy ondervindings met hulle as wadrywers. Teen September 1836 verlaat kapt. W. C. Harris Graaff-Reinet op sy groot jagreis na die land van Moselikatse met 'n geselskap van elf, waarvan minstens sewe Hottentotte en Gekleurdes. Harris gee ook 'n penskets en 'n gekleurde tekening van Andries Africander, die ervare leier van sy wadrywers, wat reeds vyf keer met Hume en ander handelaars die binneland, en die opperhoof Moselikatse in besonder, leer ken het. Africander se gedrag was egter uiters teleurstellend, onbetroubaar en onverantwoordelik. Die ander ses Hottentotte in hul diens was 'n swak tipe bediende, maar al wat destyds in die grensdorp Graaff-Reinet bekombaar was. As voorsorgmaatreël sluit Harris voor die „Clerk of the Peace" 'n kontrak vir ses maande met hulle.

Toe die geselskap Graaff-Reinet moes verlaat, het die helfte van die ses stuks reeds die gewere wat Harris aan hulle voorsien het, vir drank verruil. Die ander was nou verplig om die dronkspul te laai „like pigs into the waggons which they had been hired to drive". Geweldige reënbuie het hulle verplig om na die dorp terug te keer en in die proses het een van die meer nugter Hottentotte „carried off the corner of a house, by propelling the heavily laden vehicle against it". Aangesien Harris-hulle verdere onheile gevrees het en nou oortuig was „that no dependence could be placed upon our followers, if once allowed to recover their sobriety and liberty", haas hulle hul om 6 namiddag die veld in, tien myl ver, alvorens hulle dit raadsaam ag om kamp op te slaan.[88]

Dat Harris se ondervinding nie uniek was nie, blyk uit dr. A. Smith se vertrek uit Graaff-Reinet in Augustus 1834. Aan die begin van sy dagboek skrywe hy soos volg:

„Early in the morning commenced loading the wagons but in consequence of the irregularity of the Hottentots we were not able to get off from Graaff Reinet till about 5 o'clock p.m. I directed the wagons to be halted for the night at Pinnear's River while I was to join them in the evening, but from the state of intoxication which most of the drivers were in it was not possible to get them to halt till they reached the Oude Berg, a distance of three

87. Vgl. o.a. MacMillan, *C.C.Q.*, en Marais, *The Cape Coloured People*. D. Williams het in sy resente *When Races Meet* (Johannesburg, 1967) 'n skat van sendingargiefstukke geraadpeeg en gee heelwat en interessante inligting oor die Katrivier-nedersetting (pp. 113 vlg.). Soveel nuwe probleme kom uit hierdie en ander studies te voorskyn, dat die tyd aangebreek het om die rol van die Gekleurde in die Kaapse Oosgrensdistrikte uitputtend na te vors (veral in die Kaapse Argiewe) en indringend te ontleed. Intussen het mnr. J. C. Visagie, M.A., daarmee begin.

88. *Wild Sports of Southern Africa*, Kaapstad, 1963, pp. 9–10 en afbeelding teenoor p. 11 (Andries Africander); pp. 21–24 (aanhalings op pp. 23–24).

hours from Graaff Reinet. There I reached them about nine o'clock and found some very intractable"[89]

Ook as veewagters en arbeiders op hul landerye het die grensboere die Gekleurdes en Hottentotte nie hoog aangeskryf nie. Op die Boesmans as arbeiders kon nog minder as op laasgenoemdes gereken word. Hierdie primitiewe ras uit die Steentydperk het veel moeiliker in die grensboergemeenskap ingeskakel. Van slawe-arbeid is daar in die grensdistrikte nie ruimskoots gebruik gemaak nie; in elk geval het alle slawe in Desember 1834 ingeboekte arbeiders geword as oorgangsmaatreël tot volkome vrystelling vier jaar later. In dié oorgangstydperk het heelwat van hulle eerder 'n oorlas as 'n hulp vir die grensboere geword. Met die opeenvolgende Oosgrensoorloë waarin die spanning opgelaai het en gerugte in die grenssone versprei is, was die Xhosa as arbeider minder gewild; dikwels was hy onder verdenking as spioen of as veedief.[90]

In die dekade vóór die Groot Trek was daar dus 'n chroniese gebrek aan betroubare, bestendige, hardwerkende arbeiders. Allereers as potensieel waardevolle arbeiders is die Nie-Blanke immigrante derhalwe in die grensdistrikte verwelkom. Aanvanklik was die vlugtelinge, weens hul klein getalle en swak liggaamlike toestand, hul onvermoë om bekende tale te praat, en baarheid om hulle by die lewe in 'n Blanke gemeenskap aan te pas, as arbeiders nie so betekenisvol nie. Algaande het van die vroue en kinders wat eerste aangekom het, egter vaardiger geword. Baie van diegene wat alles verloor het, was gretig om weer op die been te kom en sekuriteit te verwerf. Wanneer hulle 'n redelike goeie meester gekry het, sou hulle langer in sy diens bly as die bovermelde rustelose koloniale arbeiders. By uitstek is die „Betsjoeanas" (Tswana), soos ook reeds hierbo vermeld, as getroue werkers hoog gewaardeer.

„You can form no idea" – so het die Setlaar T. Philipps in Maart 1828 aan sy suster uit Albanie geskrywe – „of the behaviour of our Bechuanas and the value they are to us. In their own Country they must have been a well regulated People, governed by regular laws, etc. etc. The way they bring up their children is most exemplary . . . Our little Sabina is everything to us, she waits at Table and her remarks and cleverness in repartee is a source of amusement to all. She is a most uncommon child, talks English perfectly, and neither in word nor action has she ever betrayed conduct unworthy of the daughter of a British subject. She is genteel in her appearance and was everything from the first. Her mother is a very superior person and now that we can understand her, we find her possessing extraordinary sentiments of Right, with an abhorrence of wrong."[91]

89. Smith, *Diary*, I, p. 57 (12 Aug. 1834).
90. Vgl. bv. Ay. 8/55: H. Somerset aan veldkornette Coetzee en Greyling, gedateer Tarka, 26 Okt. 1835: „no Kaffer, belonging to the Tribes of Hintza, Gaika or T'Slambie is on any account to be employed within your District".
91. Keppel-Jones (red.), *Philipps, 1820 Settler*, p. 335 (brief gedateer Glendour, 19 Maart 1828).

Op die noordoosgrens van die Kolonie kry ons dieselfde getuienis, ofskoon nie so vol lof nie. 'n Graaff-Reinetse boer het in Augustus 1834 'n hele kraal sogenaamde Betsjoeanas (Tswana), wat hulself „Batchlapies" (Thlaping) noem, in sy diens as veewagters. Hierdie Piet van der Merwe laat hom aan dr. Smith gunstig uit oor die Betsjoeanas. Baie van hulle is goeie veewagters, meen hy; andere is egter te lui om te werk. Tog meen hy dat die boere bevoordeel word deur hul teenwoordigheid in die Kolonie.[92]

Oor die Fingo's is sowel deur die Britse owerhede as die boere ook gunstig geoordeel. Hulle is as effektiewe en getroue soldate teen die Xhosas gebruik; en is planmatig binne die Kolonie gevestig met die aanvang van die Groot Trek. Soos hierbo reeds aangetoon, was hulle hardwerkend en het so 'n besigheidsin in die Oosgrenssone geopenbaar dat hulle die ekonomiese lewe gestimuleer het.[93] Uit Albanie, waar J. D. Nel en sy medeboere teen die end van 1833 oor die gehalte van hul veewagters kla, word getuig dat uit die geledere van die Fingo's nog getroues gevind kan word.[94]

Waar H. F. Fynn nog oor die Thembus se betroubaarheid as veewagters minder gunstig rapporteer, skyn dit asof die Blankes oor die algemeen dié Swart immigrante wat uit verre streke afkomstig was, die hoogste gewaardeer het. Daar is aanduidings dat Thembus en ander stamlede wat voorheen digteby die Kaapse Oosgrens gewoon het (soos ook die Xhosas), dit soms maklik gevind het om hul dienshere te verlaat en met hul eie besittings, en soms ander persone s'n, na hul land terug te keer.[95]

In die dekade voor die Groot Trek het die gehalte van die arbeid in die Oosgrensdistrikte verswak, maar lone het gestyg. Die instroming van duisende Nie-Blanke immigrante wat om enige werk, teen geringe vergoeding, verleë was, het verhoed dat die prys van ongeskoolde arbeid verder styg. Uit Bethelsdorp word in 1837 gekla „there has not been the same demand for labourers as formerly, a great number of Fingoes having come into the Colony, who are employed at lower wages than those usually given to Hottentots." Twee jaar later word uit 'n ander Londense sendingstasie, Theopolis, berig dat 'n naburige boer konstant weier om meer as 1s. per dag vir oesarbeiders in die volle, kort seisoen te betaal, in plaas van die gebruiklike 1s. 6d., omdat hy al die Fingo's wat hy nodig het, teen 1s. kan kry.[96]

Sonder om in te gaan op 'n vergelykende studie van lone aan Nie-Blankes in hierdie jare,[97] kan ons uittreksels uit twee amptelike registers uit die eerste

92. Smith, *Diary*, I, p. 61 (17 en 18 Aug. 1834).
93. Vgl. Ayliff en Whiteside, *History of the Abambo*.
94. L.G. 531: no. 518, 10 Nov. 1838, aan Napier, pp. 58–59.
95. L.G. 408: H. F. Fynn aan Hudson, 16 April 1837, pp. 198–199. Kyk die end van hierdie hoofstuk, waar die mobiliteit van die immigrante behandel word.
96. MacMillan, *C.C.Q.*, p. 253.
97. Die probleem is dat sorgelose, onverskillige beamptes nie die amptelike opgawes behoorlik bygehou het nie. Hoe meer 'n mens die statistieke ontleed, hoe meer besef 'n mens werklik hoe onbetroubaar die gegewens is wat aan ons nagelaat is. Vgl. bv.

helfte van 1833 self laat spreek. Die eerste, Tabel 1, is van die oorwegend Afrikanerdistrik Somerset[98] en die tweede, Tabel 2, van die Setlaardistrik Albanie.[99]

TABEL 1

**Register gehou te Somerset van kontrakte aangegaan tussen vreemde naturelle van oorkant die koloniale grense en inwoners van die distrik, ooreenkomstig Ord. no. 49, gedurende 1 Januarie tot 30 Junie 1833**

| Date of Contract | Master's Name | Servant's Name etc. | Time | Wages and Special Agreement (including food, lodging and clothing) |
|---|---|---|---|---|
| *1833* | | | | |
| Feby. 11 | Jacob van Heerden | January (Bechuana) | 12 Months | 1 Heifer |
| Feby. 14 | C. J. van Wyk | July (Bechuana) | „ | 6 Goats |
| March 2 | P. G. Bothma | January and Rachel (Mantatees) | „ | 10 Goats |
| May 6 | J. A. Beukes | April (Bechuana) | „ | 1 Cow |
| May 14 | C. J. Harmse | Zwartbooy (Mantatee) | „ | 1 Heifer |
| May 14 | C. J. Harmse | January (Mantatee) | „ | 1 Cow |
| May 19 | Thos. Butler | April (Mantatee) | „ | 1 Cow & Calf |
| May 20 | H. W. Hendrikz | April (Mantatee) | „ | 1 Cow & Calf |
| June 10 | J. A. Beukes | Windvogel (Bechuana) | „ | 1 Heifer |
| June 26 | P. W. J. Bouwer | January (Mantatee) | „ | 1 Heifer |
| June 27 | P. L. van Heerden | Jonas (Bechuana) | „ | 1 Heifer |

*The Cape of Good Hope Blue Books* vir die betrokke jare (in handskrif in die Kaapse Staatsargief tot 1837 en gedruk daarna). 'n Verdere probleem is dat sommige dienshere byvoordele ingesluit het en ander nie.

98. C.O. 2742: Kopie van register gehou in die Kantoor van die „Clerk of the Peace", Somerset, 3 Julie 1833, onderteken deur J. F. Ziervogel as vrederegter (gebind tussen nos. 51 en 52).

99. C.O. 2742: no. 52, P. McRosty, „Clerk of the Peace", Albanie, aan Waarn. Regeringsekr., Grahamstad, 18 Julie 1833, met kopie van register gehou en onderteken deur McRosty as „Clerk of the Peace", Grahamstad, 30 Junie 1833.

TABEL 2

**Dieselfde Register gehou in Grahamstad vir die distrik Albanie gedurende dieselfde tydperk**

| Date of Contract | Master's Name | Servant's Name | Time | Wages and Special Agreements |
|---|---|---|---|---|
| *1833* | | | | |
| March 19 | William Jewson | Mouth and wife Taba | 12 Months | £2 |
| April 1 | D. Venables | Hk. MacKinna | " | 2 cows and a calf worth £2-9s-6d |
| April 3 | John James | Tondiballo | " | 2 heifers worth 15s each |
| April 3 | John Carlisle | Tai | " | 2 cows worth 18s each |
| April 3 | John Carlisle | Chaa | " | 1 cow and 1 heifer worth 30s |
| April 4 | Edward Wainwright | Cabofan | " | 2 heifers worth 12s each |
| April 25 | J. Foxcroft | Jem | " | 2 cows worth 18s each |
| April 29 | Thomas Berrington | Jas, wife and child | " | 2 cows worth 18s each and a calf |
| April 29 | Alexander Bisset | Teenzee and wife | " | 2 cows worth 18s each and a calf worth 5s |
| May 4 | William Gilfillan | Mansi, 2 wives and 3 children | " | 2 cows worth 18s each and 2 calves |
| May 4 | J. J. C. Geyer | Zwartbooy | " | 1 cow |
| June 5 | John Atherstone | Febroeir (?) and wife Sabina | 6 Months | |
| June 22 | Thomas Slater | January and wife Sabina | 12 Months | 3 heifers worth 15s each |
| June 28 | Thomas Hartley | April and wife and daughter | " | 2 cows worth 18s each |

Die registers toon aan dat in hierdie distrikte in dié tydperk die minimumloon van een bees of ses bokke aan een volwasse manlike naturel vir 'n jaar diens uitgeloof is. Waar 'n man en vrou in diens geneem is vir die jaar, is 'n minimum van twee beeste of 10 bokke beloof; en waar nog 'n vrou en/of ook kinders bygehuur is, is minstens kalwers bygevoeg. Slegs in een enkele geval is hier geld aangebied. In die lig van die milieu waaruit die naturelle gekom het, is dit verstaanbaar. Die byvoordele, kos, huisvesting en klere, is moeilik om te bepaal: daar kan dus nouliks presiese vergelykings i.v.m. lone getref word. Net in geval van Albanie word die gehalte van die vee omskryf. Waarom Hendrik(?) MacKinna in Albanie bv. meer kry, kan nie sonder meer verklaar word nie.

Die administrasie van dié trekarbeid[100] in die geweldig uitgestrekte grensdistrikte het baie probleme opgelewer. Vir eers was die identifikasie van die duisende immigrante besonder moeilik. Uit 'n hele aantal steekproewe gemaak uit die amptelike verslae van Graaff-Reinet, Somerset en Albanie gedurende 1828 tot 1838, blyk dit dat akkurate beskrywings van die vlugtelinge erg problematies was. Weliswaar kon die lengte van elkeen presies gemeet word, die grootte van die gesin met elke lid se geslag kon gegee word, die gelaatstrekke en voorkomseienskappe kon genoteer word, met die name en stamherkoms, asook die geskatte ouderdom. Dan is ook die datums aangeteken waarop verskillende amptelike stappe soos die uitreik van passe, die ontvangs by 'n betrokke kantoor, die aangaan van kontrakte en die deurstuur na ander kantore, gedoen is. Die persoonlike voorkoms is egter soms met vae frases soos „pleasing countenance" of „stern looking" beskryf. Waar uitvoeriger beskrywings gegee word, soos „a well made countenance, high nose, a broad scar on the wrist of his left hand" of „a serious looking thick face, thick lips, tattoed marks on the temples", word identifikasie tesame met die presiese lengte en geskatte ouderdom vergemaklik. Die akkuraatheid van die persoonsname en stamherkoms was afhanklik van die gemak waarmee met die immigrante gekommunikeer kon word. Van baie van die eerstes wat in 1828 in Graaff-Reinet geregistreer is, is dubbele name genoteer, soos „August alias Zoola" met sy vrou „Candaas alias Tekazanna"; en „Noloaan alias Africa" met sy vrou „Marpone alias Diena". Die dubbele name verdwyn in Albanie en Somerset tydens die vroeë dertigerjare. Terwyl ons in Albanie enkele Engelse name aantref, is Bantoename oorwegend. In Somerset kry ons heelwat Hollandse name soos „Piet", „Geswind", „Platje", „Booy", en „Jephta"; maar dit word baie gewild om die name van maande aan die vlugtelinge te gee. „April" en „January" word eintlik verwarrend in hul menigvuldigheid. Teen 1836–1837 word baie Fingo's onder Bantoename, soos „Mbathla", „Ngabe", „Ubambo" en „Dondolo" genoteer; terwyl Betsjoeanas en Mantatees dikwels onder Hollandse name aangegee word.[101] Dit dui waarskynlik daarop dat eersgenoemdes in Engelstalige Albanie aangekom het, en laasgenoemdes in Hollandstalige streke.

Soos reeds tevore vermeld, verskaf sommige stamname, soos Mantatees, Betsjoeanas en Fingo's, slegs 'n breë aanduiding van die landstreek van herkoms van immigrante. Benaminge soos Tambookie (Thembu), Makawana of Amaquana (Kwena), Imboe (Embo uit Natal), Kafir (Xhosa) en Masoetoe is meer spesifiek en duideliker.[102] Alhoewel die Swart immigrante heeltemal oor-

100. Vgl. die gedeelte oor die mobiliteit van die Swart immigrante aan die end van hierdie hoofstuk.
101. Kyk die lyste in C.O. 2742 vir vroeëre registers, en L.G. 379: p. 103 vlg. en 159–171 en L.G. 408: Return of Passes granted to Tambookies since 23rd January 1837, nos. 1–12.
102. Kyk veral die lyste in C.O. 2742. Lye in sy aangehaalde studies „The distribution

wegend is, kry ons tog ook 'n aantal Boesmans en Korannas uit die noordelike en sentrale grensstreke. Naas die breë Swart stroom is daar dus 'n kleiner Bruin stroompie.

Die geskatte gemiddelde ouderdom van die volwassenes was sowat 30, en as die hele aantal kinders in ag geneem word, moet dit heelwat laer gewees het. Talle gesinseenhede kom aan, soms met meer as een vrou, soos Orfaan (35), 'n Thembu met twee vroue en nege kinders; wat egter uitsonderlik was. Dié lewenskragtige arbeiders was 'n goeie aanwins vir die koloniale arbeidspoel, wat ook opleidingsgeleenthede gebied het.[103]

Gesien die chaotiese toestande waaronder die vlugtelinge die grensdistrikte ingestroom het, moet aanvaar word dat 'n hoë persentasie van hulle nooit amptelik aangeteken is nie. Bovermelde verteenwoordigende voorbeelde gee egter 'n aanduiding van heersende gebruike en tendense. Soos die Hottentotte in vroeëre jare, het baie van die immigrante vinnig begin verwesters en is hulle al hoe meer in die grensgemeenskap ingeskakel. Dáár het hulle 'n belangrike sosiaal-ekonomiese plek begin beklee. Oor die algemeen het hulle die grensboer onderskraag in die moeilike jare wat hy nou belewe het. As arbeiders was hulle dikwels 'n uitkoms. Hulle was verleë om werk, was gretig om te leer en in hul leertydperk lae lone te aanvaar sodat hulle weer vee kon bekom. Teen 'n bees of twee per jaar was rehabilitasie 'n lang proses. Diegene wat van hul stamgenote afgesny was, was bereid om hulle stewiger met hul gesinne te vestig. Kennismaking veral met die tegnologiese wondere van die Westerse beskawing het baie van hulle aangevuur om hul geleenthede aan te gryp. Behalwe die uitlewing van hul drang om weer beeste te besit en tegelyk allerhande nuwe vaardighede aan te leer, wou talle ook vuurwapens en perde bekom. Òf hulle na hul eie land sou terugkeer, òf hulle hul in die Kolonie beter wou laat geld – dit sou hul status verhoog. In sekere Blanke kringe het „Betsjoeanas" en Fingo's as toegewyde, lojale bediendes en soldate bekend geword. So kon sommige immigrante in hul nuwe verbande stewig wortel skiet.

Dit is so dat rustelose, rondswerwende bendes vlugtelinge die onrus in die grensdistrikte verhoog en boerderybedrywighede belemmer het; tog kan daarteenoor die stewige, positiewe bydraes van die immigrante gestel word. Hul waarde as arbeiders is reeds beklemtoon. Oor juis dié streke waarin die Afrikaner-grensboere besonder belang gestel het, het die Tswanas, die Korannas, die „Mantatees", die Basoeto's en die Fingo's (met talle Natalse stamelemente) oor heelwat gespesialiseerde kennis beskik. Aan hul dienshere kon hulle waardevolle inligting verskaf, as tolke ageer en as wadrywers en touleiers optree. Alhoewel die bronne swyg oor hoeveel van dié immigrante hulle noord-

of the Sotho peoples after the Difaqane" en „The *Difaqane*: the *Mfecane* in the Southern Sotho area" slaag ook nie daarin om deeglik te onderskei tussen verskillende immigrantegroepe nie.

103. Kyk die lyste in C.O. 2742.

waarts met die Voortrekkers begeef het, is dit duidelik dat die Voortrekkers moeilik uit die gevestigde koloniale arbeidsbronne geput het. Van die ingeboekte slawe wat meegeneem is, het heelwat weggeloop; trouens baie van die onwillige, wispelturige of vreesagtige Gekleurdes het dieselfde gedoen: die groot oop ruimtes het gewink. Juis gedurende 1834 tot 1838 het die vrystelling van die slawe die Gekleurdes in die Kolonie rusteloos gestem. Die mense van Suid-Afrika was nou in beweging: Blanke Trekboere en Voortrekkers, asook talle Swart en Bruin individue, families, groepe, bendes, fragmente van stamme. 'n Tyd lank sou hulle in beweging bly. Onder hierdie omstandighede sou van die Nie-Blanke vlugtelinge geneig wees om minstens tot in die Trans-oranje of tot in die westelike streke van Natal met die Voortrekkers – in goeie beskerming – hul geboorteland, familielede, vriende en stamgenote weer te gaan opsoek. Indien slegs 'n paar honderd uit hul duisende daartoe beweeg is, verleen dit aan hulle 'n besondere rol in die Blanke grensboergemeenskap in beweging wat as die Groot Trek bekend sou word.[104]

In die breë het die Nie-Blanke immigrante dieselfde rol in die grensdorpe as op die plase gespeel. Op die snel ontwikkelende grensdorpe, met die interaksie tussen die groot verskeidenheid van grensbevolkingselemente, was die beïnvloeding meer intiem en dinamies as op die meer behoudende boereplase. Omdat weinig Afrikaners uit die dorpe getrek het, was dit, wat die Groot Trek betref, van veel minder direkte betekenis.

In die dekade voor die Groot Trek het die instroming van Nie-Blanke vlugtelinge presies gesinchroniseer met die opkoms van die grensdorp;[105] en derhalwe sou dit 'n natuurlike heenkome aan die immigrante bied. Vir die Britse owerheid, wat heelwat probleme met die vlugtelinge ondervind het, was dit 'n vanselfsprekende oplossing dat hulle hul daar op die arbeidsmark sou aanbied. Daar het reeds te veel van hulle sonder gereelde werk rondgeswerf en op die onrustige boereplase kon nouliks groot getalle geabsorbeer word. Koloniale sendingstasies het nou meer dikwels die wind van voor gekry en sou nie meer groot getalle kon huisves nie. Op die Katrivier-nedersetting vir Ge-

104. Die veld lê braak vir verdere navorsing oor die rol wat dié Swart vlugtelinge uit die *Difaqane* in die Kaapkolonie gespeel het. Wat was hul rol, indien van betekenis, in die Kaapse westelike distrikte? Vgl. bv. Rex Papers, Lêer 6, briewe van George Rex, Sr. aan sy seun F. Rex, 18 Sept. 1835 en volgende briewe (S.A.B.). Afgesien daarvan dat die *Difaqane* relatief onbevolkte streke vir die Voortrekkers voorberei het, het die Swart immigrante wat as gevolg van die *Difaqane* na die Kaapkolonie gekom het, soms meegewerk om deur vergroting van onrus die Groot Trek te veroorsaak en, volgens algemene aanduidings, ook soms meegehelp om arbeiders, tolke en verspreiders van inligting oor die binnelande te voorsien in 'n kritieke fase van die Groot Trek. Ongelukkig is daar uiters min inligting beskikbaar oor presies watter soort Nie-Blanke bediendes saam op trek gegaan het. Vgl. *Vm.*, II, p. 219 en VI, pp. 12–15; Walker, *The Great Trek* (1965), p. 123.

105. Vgl. Hoofstuk IV.

kleurdes en Hottentotte het heelwat van hierdie vlugtelinge onwettig 'n heenkome gevind.[106]

Op die oudste, maar nou vinniger ontwikkelende grensdorpe, Graaff-Reinet en Uitenhage, en op nuwes soos Port Elizabeth, Grahamstad, Somerset (-Oos), Cradock en Colesberg, was betroubare en bestendige arbeiders essensieel. Die snel aanwassende Blanke dorpsbewoners moes huis- en tuinbediendes hê; die winkeliers, handelaars, nyweraars en ander ondernemers, en ook die enkele professionele manne, kon sulke nuwe arbeidsbronne goed gebruik. Op die in baie opsigte nog landelike grensdorpe het die nuwe aankomelinge hulle redelik goed ingepas. Trouens, die dorpslewe was in baie opsigte aantrekliker vir hulle as die plaaslewe. Daar was hulle veiliger, hul lone was bes moontlik hoër en die sosiale lewe geselliger. Op tradisionele wyse kon hulle met stamgenote in hul eie taal omgaan; daar kon gedans en bier gedrink word. In die vroegste ontwikkelingstadium van die dorpe, toe daar heelwat landelike kenmerke behoue gebly het, soos ruim woonplek met tuinmaakgeleenthede en volop weiveld, alles binne maklike bereik van die sentrum van die dorp, is immigrante beslis toegelaat om op of langs hul werkgewers se grond eie hutte of huisies te bou, tuin te maak en 'n paar stuks vee aan te hou. Met die verdere uitbreiding van die dorp, is daar aanduidings dat lokasies vir Nie-Blankes op die buitekant van sommige dorpe ingerig is; waar sekere groepe immigrante hulle by geleentheid volgens eie stamverband, geloof of keuse kon vestig. Waar dit gebeur het, soos by Uitenhage, moes die immigrante al meer tuis begin voel het en sou hulle minder geneig wees om hul omswerwinge voort te sit: dit het hulle aan hul ou kraallewe herinner.

Eerw. W. Elliott rapporteer in 1843 dat daar in die dorp en omgewing van Uitenhage reeds 'n aansienlike aantal „Betsjoeanas" en Fingo's gewoon het. „The Bechuanas,'" gaan hy voort, „are an orderly, industrious people, chiefly occupied as herds, day labourers, or domestic servants. They have, with few exceptions, embraced the Christian Religion, and form a valuable part of the Mission Church in this place. None of the evils complained of obtain among this people. They are for the most part located apart from any other tribe and their location is under the immediate supervision of the Missionary." Oor die Fingo's is sy verslag minder gunstig: „The great body of Fingoes occupy a location to the east, but a few scattered families live to the west of the Zwartkops River. They are occupied as herds, day laborers and domestic servants and supply the inhabitants of the town with fuel. It is among this class of foreigners that some of the evils, complained of by the Presbytery, obtain." Onder die heidene heers naamlik die lobola-stelsel en veelwywery is algemeen. Hul liggame word met klei besmeer en hulle hou onsedelike danse. Sommige Fingo's het dit dan ook nodig gevind om weg te

106. Ay. 9/7: D. Campbell aan Waarn. Regeringsekr., 7 Junie 1833, pp. 25-38 en J. C. Visagie, *Willem Fredrik Hertzog, 1792-1847* (ongep. M.A.-verh., Unisa, 1971), Hoofstuk VI.

trek uit die Fingo-lokasies. Die sendeling Elliott beveel aparte lokasies aan net vir Christen-Fingo's. Hy wys verder daarop dat baie Fingo-mans as steenmakers, boere en dagarbeiders werk; terwyl die vroue en kinders as veewagters en melkvoorsieners by dorpsfamilies optree. Hulle dra reeds Europese klere.[107]

Dit was die kerkraad van Graaff-Reinet wat gekla het dat heidense gebruike daar onder immigrante sou posvat. Die vorige paar jaar – so is beweer – was daar 'n aansienlike instroming van Fingo's en ander stamme van oorkant die grens in dié gemeente, waarvan baie by koloniste in diens was as veewagters of huisbediendes, terwyl ander in aparte en selfstandige gemeenskappe op verskillende plekke gewoon het, waar hulle toegelaat mog word. Die Siviele kommissaris weerlê die bewering dat daar kort tevore so 'n instroming was. Terwyl groot getalle in diens van boere is, is daar min op die dorp Graaff-Reinet. Hy voeg by dat dit teenstrydig is met Ordonnansie No. 49 dat immigrante in aparte en selfstandige gemeenskappe woon: hul moet in diens tree by Blankes. Hul kom nie bra byeen om hul nasionale danse te beoefen nie; en sommige woon die Hollandse Kerkdienste by.[108] Dat kontemporêre getuies so verskil oor die rol van die swart immigrante hier, illustreer ons

107. L.G. 540: Aan siviele kommissaris Van der Riet, gedateer Uitenhage, 27 Nov. 1843, pp. 179–185 (aanhaling op pp. 179–180), deurgestuur deur Van der Riet met sy brief van 4 Des. 1843 aan die Luit.-goew. se kantoor. Vgl. verder MacMillan, *C.C.Q.*, p. 268.

Die Quaker J. Backhouse noteer in sy joernaal op 23 Des. 1838: „A Fingo school is also kept on First-day at Uitenhage . . ." (*Extracts from the Journal of James Backhouse . . . to South Africa*, Seventh Part. Londen, 1840, p. 62). Volgens die godsdiensverslag van 1838 deur die Ned. Geref. Gemeente Uitenhage opgestel, was daar op dié dorp 'n aparte Sondagskool vir die heidene, wat Fingo's en Gekleurdes ingesluit het (N.G. Kerkargief, Kaapstad, R3/2, p. 19, waarna ds. A. P. Smit verwys in *Ligbaken aan die Swartkops*, p. 44).

108. L.G. 540: Memorial of the Presbytery of Graaff Reinet aan Luit.-goew., 12 Okt. 1843 en die Siviele Kommissaris van Graaff-Reinet se verslag, 13 Nov. 1843, p. 174 vlg. Vir vroeë weiregte op die dorp Graaff-Reinet, kyk MacMillan, *C.C.Q.*, pp. 268–269.

109. Hier is ruim geleentheid vir verdere navorsing. Oor die vroeë vestiging van die naturel in die Kaapse dorpe is ons kennis baie gebrekkig. Vgl. o.a. Schapera, *Western Civilization and the Natives of South Africa*, pp. 159–160; W. en T., *O.H.S.A.*, I.

110. L.G. 535: No. 826, Memorial of members of a Congregation denominated Protestant Dissenters . . . connected with the London Missionary Society, aan Luit.-goew., gedateer Port Elizabeth, 4 Feb. 1839, pp. 109–111. Kyk verder *Extracts from the Journal of James Backhouse*, Seventh Part, pp. 56–57. Op 14 Desember 1838 vermeld hy dat 'n groot aantal Fingo's „are located in great numbers just out of the town, in beehive huts, and are generally industrious and saving, but they are beginning to acquire a taste for intoxicating liquors." Op Sondag 16 Desember 1838 gaan Backhouse „to a school at a kraal or village of Fingoes, about a mile out of the town, where J. Williams had also had a school in the forenoon". Vgl. ook *Missionary Notices, &c.*, 1835–1837, no. 263, Nov. 1837, pp. 559–560, joernaal van eerw. R. Giddy, 18 Maart 1837.

probleem om 'n heldere beeld te rekonstrueer.[109] Vermoedelik was daar in die jare dertig reeds 'n klein aantal immigrante op die dorp Graaff-Reinet gevestig en het hulle begin om om die dorp saam te trek.

Inderdaad vind ons te Port Elizabeth teen Februarie 1839 'n spesiale dagskool net vir Fingo's wat deur die Londense sendelinge opgerig is en wat gewoonlik deur 50 tot 60 leerlinge daagliks bygewoon word. Daarby is daar ook 'n Sondagskool net vir Fingo's; en 'n Fingo-gemeente ingeskakel by die sendingstasie. Dit is dus duidelik dat daar reeds heelwat Fingo's in die snel ontwikkelde hawestad aangekom het, waar hulle ook met die op- en aflaai van skeepsvrag behulpsaam kon wees.[110]

Te Grahamstad was daar beslis vroeg reeds Fingo's gevestig. Die Wesleyaanse sendeling Haddy het in Oktober 1835 gerapporteer dat hulle die vernaamste deel van die naturellegemeente daar uitgemaak het. Baie van die Fingo's, verklaar Haddy, het reeds 'n tyd lank in die Kolonie of op Wesleyaanse sendingstasies in Kafferland gewoon; en 'n aantal kon Hollands verstaan. Dit dui op 'n volgehoue nouer kontak met inwoners van die grenssone.[111] Eerw. W. B. Boyce bevestig dit toe hy eerw. W. Shaw van Grahamstad se mening gee dat net in die omgewing van Grahamstad alleen daar 200

Eerw. F. Owen van die Church Missionary Society skryf op 21 November 1838 uit Port Elizabeth aan sy Londense hoofkantoor dat, terwyl die Hottentotte in 'n treurige toestand verkeer, die „Fingoes are happily the reverse of the Hottentots. They are an honest, industrious, sober, thrifty set of people . . . Some . . . who live outside of this town are beginning to frequent the brandy shops, which till lately was an unheard of thing . . . They are divided into clans, & have their nominal chieftains. Many live in small villages of huts in the neighbourhood of towns." Die oorspronkike brief berus in die Local History Museum, Durban. Dat Owen reeds goed kennis gemaak het met Port Elizabeth en omgewing sedert 22 Junie 1838, blyk uit 'n vroeëre brief op 7 Julie 1838 uit Port Elizabeth aan Londen gerig. Die oorspronklike daarvan berus in dieselfde Museum.

Vir die bevolkingsamestelling van Port Elizabeth in 1835–1836, vgl. L.G. 55: p. 124 vlg.

111. D. Williams, *The Missionaries on the Cape Eastern Frontier*, p. 266 (hoofsaaklik uit die Wesleyaanse Sendingargief geput).

Fingo's het vanaf 1836 in groter getalle in Grahamstad begin aankom. Op 16 Junie 1836 rapporteer eerw. Monro aan eerw. Ellis, van die Londense Sendinggenootskap in Engeland, dat etlike honderde in die grensdorp aangekom het. Spoedig het vestigingsprobleme ontstaan. Hul hutjies is sonder verlof gebou op dorpsgronde wat as gemeenskaplike weiding gebruik is deur boere wat die vername mark aldaar besoek het. In 1838 het Chadwick, wykmeester, namens die inwoners van Wyk 8 formeel gekla oor die groot getalle Fingo's en ander Nie-Blankes „who had located themselves upon open lands in the ward". Later is ook gekla dat Fingo's dikwels die dorpsinwoners ontstig deur kaal in die strate te verskyn. Die arbeid van die Fingo's is egter gewaardeer (die vroue het bv. water aangedra), asook later hul lojaliteit en vegvermoë aan Blanke kant. Kyk K. S. Hunt, *The Development of Municipal Government in the Eastern Province of the Cape of Good Hope with special reference to Grahamstown 1827–1862* (in Arg.-jaarboek vir S.A. Gesk., 24ste jg., 1961, pp. 154–155 en 205–208, met die aanhaling op p. 206).

tot 300 Kaffers, „Betsjoeanas", Fingo's en ander Nie-Blankes is „who by industry having acquired property in cattle and money, and by long residence in the colony have become aware of the value of the possession of legal rights and the security of property, consider themselves as Colonial subjects since they never intend to leave its territory." Boyce en Shaw bepleit derhalwe dat hulle met regeringsteun in dorpies gevestig word.[112]

Hoe sake ook al op die onderskeie grensdorpe verloop het, is dit vanselfsprekend dat die immigrante daar in veel nouere kontak was met die Blanke grensbewoner as draer van die Westerse beskawing; en gevolglik is hul lewenswyse sterker en breër beïnvloed. Hulle het meer gespesialiseerde werksoorte begin doen, is bes moontlik spoedig met geld betaal, en het gou geleer om daarmee Europese klere, voedsel en drank te koop. Omdat hulle meer dikwels na die sendeling en predikant kon luister, kon hulle, desnoods in hul stamgroep, hulle by 'n Christelike gemeente aansluit. So kon die immigrant steeds vinniger en op meer terreine verwesters. Wanneer hy dan in meer behoeftes vir hom en sy gesin moes voorsien, het hy geleer om harder en gereelder te werk ten einde meer geld te verdien. Vele aanpassings is van hom en sy gesin geverg. Hulle moet vertroud raak met 'n vreemde regstelsel. Hulle moet leer lees en skrywe; Hollands en/of Engels word, na gelang omstandighede, aangeleer sodat algaande al hoe beter gekommunikeer word en groter vaardigheid verwerf word in meer geskoolde werkkringe. In 'n tyd van toenemende belangstelling in die talle nuwe stamme en tale van Suidelike Afrika word uit die geledere van die knapste immigrante ook tolke en onderwysers opgelei. Weens die Britse owerheid se besparingsbeleid word egter slegs morele steun gegee aan die Wesleyaanse Sendinggenootskap se ondernemende onderwysbeleid.[113]

Teen die middel van 1837 het die Genootskap te Clumber digby Bathurst in Albanie 'n gemengde dagskool vir alle rasse en lidmate van alle kerke opgerig. Regeringsteun is egter geweier.[114]

Dieselfde tyd het William Shaw namens dieselfde Genootskap met 'n belangrike nuwe versoek gekom. Hy deel Napier mee dat, aangesien die Wesleyane begerig is om onderwys te bevorder onder die naturelle, 'n skool in Grahamstad opgerig is, genaamd die „Watson Institution." Daar studeer reeds ses seuns „who are boarded, clothed and educated, in order to qualify them to act at some future period, either as schoolmasters or interpreters for the several tribes to which they respectively belong". Hul bekwame onderwyser daar verstaan Kaffertaal (Xhosa) en in sy klas sit leerlinge uit Xhosa-, Betsjoeana- en Griekwa-volke. Shaw verduidelik dat die skool opgerig is „from a

112. *Notes on South-African Affairs*, Londen, 1839, pp. 132–133. Vgl. ook *ib.*, pp. 63–64.
113. Vgl. Hoofstuk V vir 'n kort ontleding van die Britse beleid; vir 'n uitvoeriger studie raadpleeg Muller, *Britse Owerheid*.
114. L.G. 538: no. 1079, Shaw aan Napier, ongedateerd (ontvang 12 Julie 1838), met notas deur Stockenstrom, Bell en Napier, pp. 130–133.

deep conviction that no means at the disposal of the Colonial Government, or of the Missionary Societies, can ever be adequate to the support of the requisite number of schools amongst the native tribes, unless an efficient body of *Native teachers* can be raised up; . . . and it is also found to be very desirable that the Chiefs, on the one hand, and the Colonial Government on the other, as well as the Missionary Agents, should from time to time be provided with good native interpreters, while experience shews, that to train native youths in a place like Grahams Town, where the English language is currently spoken, is the most likely way to provide the requisite supply of well qualified interpreters". Sonder regeringsteun sou die skool beswaarlik in stand gehou kon word en sal die beoogde uitbreiding onmoontlik wees. Omdat die Genootskap besef dat die Regering graag wil bevorder „the education of the Natives within and beyond the immediate borders of the Colony", vra hy £100 per jaar. „The course of instruction," verklaar Shaw, „shall be confined to the English and *Native languages*, and shall include *reading, writing* and *arithmetic*, with such other branches of *general knowledge*, as circumstances will allow, and which may come within the range of an English education. And so far as it may not interfere with the primary object of the institution, the youth shall also be instructed in some of the more *useful mechanical* arts." Dan word sterk beklemtoon „that the best conceived, and most efficiently executed system of border policy; – *must fail* to produce the desired results, *unless connected with strenuous efforts for promoting the education and civilization of the Native tribes*". Die owerhede staan baie simpatiek teenoor die skema, en stem met baie van die argumente saam, maar voel dat regeringsgeld nie aan een sendinggenootskap vir hierdie doel voorsien kan word nie; om dit tot ander uit te brei, laat beskikbare gelde weer nie toe nie. Daarom word dit geweier.[115]

115. L.G. 538: no. 1077, Shaw aan Napier, ongedateerd (ontvang 12 Julie 1838), met notas deur Stockenstrom, Bell en Napier, pp. 123–126.

Die „Watson Institution" was dus 'n normaalskool vir die opleiding van Bantoe-onderwysers, en is genoem na ene mnr. Watson wat 'n groot belangstelling daarin getoon het en ook meegewerk het in die oprigting daarvan. Eerw. W. Shaw het self die eintlike inisiatief geneem toe hy in 1834 die planne daarvoor goedgekeur het. Teen 1838 het die projek die stigting van takke op elke sendingstasie ingesluit; asook nywerheidsopleiding en die opleiding van die seuns van hoofmans. Die hoofinrigting was nou te Grahamstad. Die „Watson Institution" by elke sendingstasie was 'n mislukking, hoofsaaklik weens 'n gebrek aan geld. Dit lei egter tot die latere nywerheidskole. Kyk die *Wesleyan Missionary Reports*, 1834, p. 45 en *S.A.B.W.*, I, p. 743. Selfs in vergelyking met dr. A. E. du Toit se gegewens in sy *The earliest British document on Education for the Coloured Races* (Mededelings, Unisa, C34, 1962) en in *The earliest South African documents on the Education and Civilization of the Bantu* (Mededelings, Unisa, C.47, 1963), is Shaw se projek baie vroeg.

Dat daar soms 'n ernstige behoefte aan doeltreffende tolke was, blyk uit insidente deur die Wesleyaanse sendeling John Edwards in sy *Reminiscences of the early Life and Missionary Labours* (Grahamstad, 1883) verhaal. 'n Prediker se oorspronklike

Onder die omstandighede kon daar nie veel van 'n skema kom wat eintlik 'n langtermynbeleid weerspieël het en in die onmiddellike toekoms slegs enkele Nie-Blankes sou begunstig nie. Dit illustreer egter hoe die uitdagings van hierdie oorgangstydperk, rakende die rol van Nie-Blankes, gehanteer is. So 'n gespesialiseerde onderneming sou slegs in 'n grensdorp aangedurf kon word; want dit was waar die verskillende kulture in Suid-Afrika met wedersydse beïnvloeding gekonfronteer is.

Omdat daar oor meer as 'n geslag volgehoue oorlog deur Zoeloe-imperialisme na Suidelike en Sentraal-Afrika gebring is, het Swart en Bruin volke dikwels na uitgestrekte vlaktes en woestyne, onbegaanbare bergkruine, diep klowe, ruie rivierbeddings en digte woude gevlug om weg te kom van dood en armoede. Ook het hulle verhuis om sekuriteit te vind by leiers wat vertroue ingeboesem het. Die Basoetoleier Moshesh se opkoms in hierdie verband is reeds in Hoofstuk II geskets. In November 1838 skryf Seretse se seun namens sy vader, die opperhoof van die Batlhware, uit Kuruman aan die Britse owerheid „... . . we are entirely impoverished, for our spears are nothing. Again I have been saved by Moffat, in the wars which vexed us in times past . . . When wars scattered the people I dwelt with him and I found safety in him . . ."[116] Die Kaapse noordelike grensdistrikte het nou in besonder die mobiele Swart en Bruin immigrante aangetrek. Dáár was nie alleen die sekuriteit waarna baie van die gewone stamlede so verlang het nie, maar ook die kans om die geweer en perd te kry wat hulle as krygsinstrumente in die hande van Griekwas en Korannas so uitnemend bewys het. Diegene van die rustelose swerwers wat later verlang het om na hul vaste tuiste terug te keer, kon dit dan met groter mag doen.

Baie van die Nie-Blanke immigrante wat so lank heen en weer beweeg het, het gewoond begin raak om mobiel te lewe. Dit het deel van hul lewenswyse

Hollandse woorde „Jesus Christus is de Zaligmaaker van de wereld" word in Engels weergegee as „Jesus Christ was the *Saddle-maker* of the world". Gedurende die Sesde Oosgrensoorlog, toe daar heelwat agitasie onder die naturelle was, wil eerw. Jenkins hulle aanmoedig om vir beskerming hulle vertroue op God te vestig. Sy woorde was „Pray to God, and trust in Him. He is more able to defend you than powder and ball". Die tolk vertaal toe: „Pray to God, and He will *give* you plenty of powder and ball." (p. 44).

116. G.H. 19/4: 8 Nov. 1838. Die oorspronklike brief met die Engelse vertaling berus hier. Die identifikasie van die stam, in die dokument as „Batlarees" beskryf, is deur prof. D. Ziervogel as waarskynlik bestempel. Soos Seretse, kla die opperhoof Mahure ook uit Kuruman aan die Britse owerheid oor die verdere onrus deur die Korannas en Griekwas veroorsaak. (G.H. 19/4: 6 Nov. 1838.) Uit talle kontemporêre getuienisse is dit baie duidelik dat, na die primêre mobielmaking van miljoene deur die *Difaqane*, daar 'n sekondêre in-beweging-bring was van duisende deur die Griekwas, Korannas en ander Basterelemente. Omdat dit so na aan die koloniale noordgrens was, het heelwat Swart en Bruin immigrante egter as direkte gevolg daarvan suidwaarts na Blanke beskerming gevlug.

begin word. Talle draers van ovaal skilde en steekassegaaie het later geleer om wes van die Drakensberge in 'n avontuurlike swerwerslewe redelik maklik vee te buit; dit te verteer en 'n verdere avontuurlike rowersbestaan te soek na nuwe geleenthede om weer veeryk te word. 'n Gevestigde bestaan waarin landbou ook 'n belangrike rol gespeel het, was nie meer so aantreklik nie. Ambisieuse jong krygsmanne kon talle heroïese dade aandurf waarvoor hulle in talle prysliedere besing sou kon word. Rykdom het saam met roem aanloklik gewink. So is 'n mobiele lewenswyse in die hand gewerk. Soos die Afrikaner-trekboer in die agtiende eeu aan 'n beweeglike lewenswyse gewoond geraak het, so het Swart en Bruin immigrante in hierdie vroeë jare van die negentiende eeu ook daaraan gewoond geraak en, in sommige gevalle, daardeur bekoor geraak. Die *Difaqane* en sy nadraai was die tydperk waarin die krygsaanvoerder as held kon uittroon, 'n held wat oor groot afstande heroïese dade kon verrig, dade waardeur hy lank daarna nog kon besing word.

In die Kaapse grensdistrikte, waar die gewone Swart en Bruin immigrante met hul vrouens en hul kinders geneig was om tot rus te kom en waar die krygsleier ontmoedig is om sy bedrywighede voort te sit, het verskeie omstandighede nietemin daartoe meegewerk om hulle mobiel te hou. Te veel van hulle het in te groot groepe tegelyk ingekom. Aan die letter en gees van Ordonnansie No. 49 het die aankoms van sulke groepe nie voldoen nie. By die lewe dáár kon baie van die immigrante hulle moeilik aanpas. Daar was 'n rusteloosheid om die aanvanklike lae lone te verbeter deur verder te swerf, sodat ook meer aantreklike werkstoestande geniet kon word, hetsy by ander boere, hetsy in sosiaal geselliger dorpskwartiere. Deur aanvanklik hard te werk om gou weer iets te besit, het van die immigrante later geprobeer om hulle geluk onder hul minder welvarende rasgenote oorkant die koloniale grense te beproef. In status sou hulle daar kon wen.

'n Baie vername faktor was die feit dat die grensboere, wat baie van die immigrante as veewagters betroubaar gevind het, hulle op gebruiklike wyse met gewere bewapen het om hulle vee doeltreffender teen talle gevaarlike rowers te beskerm. Dié immigrante het dus vaardig geword in die hanteer van vuurwapens. Later sou dit hulle noop om met hul eie gewere, met heelwat kundigheid in die onderhoud en herstel daarvan, trots die Kolonie te verlaat in die hoop om hulself oorkant die grense kragtig te laat geld in oorlog en in die jag. Gewoonlik het dit nuwe immigrante aangespoor om dieselfde in die Kolonie te kom soek. H. F. Fynn, Britse agent in Thembuland, skryf in April 1837 van daar dat gereelde verbindinge onderhou word tussen naturelle in die Kolonie en hul volksgenote daarbuite, wat periodiek besoeke daar gaan aflê.[117] Passe vir hierdie doel kan beswaarlik uitgereik word en dit skep probleme. Fynn voeg daarby dat die doel van die wet wat die handel in wapens verbied, heeltemal verydel word deurdat die veewagters van

117. L.G. 408 : H. F. Fynn aan Hudson, 16 April 1837, pp. 198–200.

die boere vry is om wapens en ammunisie te koop, waarmee hulle dan by beëindiging van diens na hul land terugkeer.

Dieselfde verhoogde mobiliteit tref ons onder dorpsbewoners aan wat bv. as tolke opgevoed word: hul vergrote kennis en vaardigheid noop hulle om dit in ander dorpe of oorkant die grense beter te gaan beoefen; en daarmee hulle status verder te verhoog.

Daar is dus twee tendense wat saamwerk om beweeglikheid onder hulle te verhoog: die neiging van owerheidsweë om oortollige en gevaarlike immigrante aan Ordonnansie No. 49 te laat konformeer of hulle uit die Kolonie te deporteer; en die strewe onder talle immigrante om self na 'n tyd weer die Kolonie te verlaat.

Presies hoe beweeglik was die immigrante? Was dit 'n volgehoue mobiliteit wat 'n stelsel van trekarbeid in die Kaapse grensdistrikte meegebring het? Allereers moet beklemtoon word dat duisende van die immigrante, nieteenstaande Ordonnansie No. 49, nie in die grensdistrikte vaste diens aanvaar het nie, maar oor groot afstande deur verskillende distrikte rondgeswerf het. Lede van talle stamme word in dié verband genoem in berigte uit ver uitmekaar geleë wyke. Hoofsaaklik was dit egter Fingo's, Thembus en Betsjoeanas wat in groter of kleiner bendes rondgeswerf het. In ruie streke soos Olifantshoek en die Winterberg, waar dit uiters moeilik was om hulle voor te keer en te deporteer, was hulle 'n ernstige belemmering vir alle boerderybedrywighede. Hulle het van hul stamgenote en ander immigrante wat by boere as veewagters op afgeleë dele van die plase gewerk het, seker nog rusteloser gemaak as wat hulle reeds was.

Ofskoon die betroubaarheid as veewagters van sommige van die immigrante dikwels aangeprys is (veral in vergelyking met ander bediendes), is dit nietemin duidelik dat 'n rustelose gees hulle so mobiel gehou het dat verreweg die meeste nie lank op een plaas gewerk het nie. Nadat hulle as baar en rou arbeiders, wat moeilik of glad nie met hul base kon kommunikeer nie, digteby die koloniale grense as hulpbehoewendes deur boere in diens geneem is, word hulle onder Ordonnansie No. 49 slegs vir kort termyne geregistreer. Die filantropiese motief dat hulle vir nie meer as 'n jaar kontraktueel gebonde moet wees nie, het dus trekarbeid bevorder. Teen daardie tyd het baie van hulle bes moontlik reeds van rondswerwende immigrante verneem dat hul eerste, karige vergoeding, elders verbeter kon word; of dat die lewe in die grensdorp interessanter, geselliger en lonender sou kon wees.

Dat baie van die Blanke inwoners van die Oosgrensdistrikte self beweeglik was, het heelwat daartoe bygedra om hul Nie-Blanke bediendes beweeglik te hou. Britse Setlaars het uit die rustelose platteland van Albanie na die nuwe grensdorpe verhuis, of plase in ander aantrekliker distrikte gekoop. Afrikaner-grensboere het besonder mobiel geword en op groot skaal as Voortrekkers begin wegtrek. Ander Afrikanerboere het weer die kans benut om beter en rustiger plase teen lae pryse te soek. Gedeeltes van die distrik Graaff-Reinet,

soos Pretoriuskloof, en gedeeltes van die distrik Uitenhage, soos die Onder-Boesmansriver, wat deur die Groot Trek bykans ontvolk van hul Afrikanerboere is, het dus ook grootskaalse Nie-Blanke migrasies tot gevolg gehad.

'n Verder vername faktor wat Nie-Blanke trekarbeid in die hand gewerk het, was die volgehoue onrus in die Oosgrensdistrikte as gevolg van die lang reeks grensbotsings met die Xhosas. Vanaf die eerste aankoms van Nie-Blanke immigrante het die onrus op die grens voortgeduur. Fingo-, Thembu- en Betsjoeanaveewagters wat afgerig is om met vuurwapens en met perde te werk, se lewe is juis daardeur in gevaar gestel. Xhosas wat hulle as vreemdelinge reeds nie goedgesind was nie, was altyd begerig om vuurwapens en perde te bekom. Herhaalde aanvalle is dus juis op die betroubaarste veewagters gedoen in die afgeleë veld of ruie bos. Veewagters wat die aanvalle oorleef het, sou later veiliger werk gaan soek.[118] Onbetroubare veewagters sou hul kanse benut om saam te werk met die talle swerwerbendes, of self vee van aangrensende plase te buit. So kon hulle gouer weer besittings verwerf. H. F. Fynn, Britse agent in Thembuland, rapporteer van daar in April 1837 dat sommige boere se veewagters vee steel op naburige plase en die vee in hul troppe aanhou. Dit word nie maklik ontdek nie en uiteindelik stuur hulle die gesteelde vee na hul eie land. Waar daar gereelde verbinding onderhou is tussen naturelle in die Kolonie en hul volksgenote oorkant die koloniale grense, kon die uitstuur van vee so gereël word.[119] 'n Mens sou verwag dat sulke veewagters self spoedig na hul eie land sou wil terugkeer. Fynn vertel verder dat die ou vyandskap tussen die Thembus en die Betsjoeanas oorgedra is na diegene wat koloniale bediendes was. Die resultaat was 'n hele reeks wedersydse aanvalle op mekaar waar hulle diens doen in die Kolonie; en die wedersydse roof van vee van mekaar in die Kolonie. Fynn voeg naïef by dat dié soort diefstalle sou aanhou totdat veldkornette alle naturelle wat sonder passe op reis was, sou arresteer. Omdat dit onmoontlik was, het sulke wedersydse aanvalle op Thembu- en Betsjoeana-bediendes voortgeduur, en daarmee is die onrus in die reeds onrustige grensdistrikte verhoog; so is die mobiliteit van hierdie arbeiders ook versnel. Terwyl die slagoffers sou wegtrek, sou die suksesvolle veebuiters ook geneig wees om met hul rykdom te verhuis.[120]

118. Vgl. die memorie van inwoners uit die omgewing van die Mancazana- en Koonaprivier, waarin gekla word dat Xhosas hul gewapende veewagters aanval en doodmaak of wegvoer. Die gevolg is dat bediendes nie meer bereid is om as veewagters daar op te tree nie. (L.G. 535: no. 834, geri gaan Hare, 1 Sept. 1840, pp. 137–141).

119. L.G. 408: H. F. Fynn aan Hudson, 16 April 1837, pp. 198–199.

120. *Ibid.*, 29 April 1837, pp. 204–206. Dit was natuurlik die gedurige wedersydse aanvalle van volke en stamgroepe op mekaar *buitekant* die koloniale grense wat voortdurend verdere Nie-Blankes die grensdistrikte laat invlug het. Sneller mobiliteit van arbeiders binne die grense is so op sy beurt veroorsaak.

Dat daar nog ander soorte misbruike was van die passtelsel kragtens Ordonnansie No. 49, blyk uit 'n brief van veldkornet B. J. Vorster aan Napier gerig uit Agter-Sneeuberg, Cradock, 10 Sept. 1838. Kyk L.G. 530: no. 497, pp. 251–253.

In November 1838 kla J. D. Nel en medeboere uit Albanie aan goewerneur Napier oor „our Savage Servants who do just as they like, and whenever we say to them any thing which they consider disagreeable they leave our Service. Our Cattleherds are in the interests of the Robbers, our cattle are diminishing daily whilst our herds who themselves are guilty of Stealing them, as we are able to prove, pretend not to be able to give an account of the Number lost. The Fingo herds, among whom some faithful may still be found, are daily leaving our Service in consequence of the persecution of the Kaffres, whilst in charge of our cattle".[121]

Dat daar 'n volgehoue mobiliteit onder Swart immigrante was, blyk uit enkele persoonlike geskiedenisse. 'n Betsjoeana genaamd Malagas het in 'n memorie uit Grahamstad in 1839 vertel dat hy reeds 14 jaar in die Kolonie gewoon het. Gedurende dié tyd was hy in diens by verskillende Engelse boere. Met verlof van mnr. Currie, vrederegter vir Bathurst, in wie se diens hy destyds was, het hy 'n geweer gekoop. Toe hy sowat vier maande tevore 'n vriend in Winterberg besoek het, het 'n sersant van die Cape Corps op sy geweer beslag gelê. Malagas is nou as veewagter in diens van mnr. T. Hartley van Bathurst en verlang sy geweer terug.[122] Lig op die beweeglikheid in die noordelike grensdistrikte word deur die Moeletsi-gesin se geboorteplekke van sy ses kinders gewerp. Terwyl die eerste twee kinders oorkant die koloniale grense, in Ramokhele se land, gebore is, is die derde in 1832 te Cradock gebore, 'n vierde, van 'n tweede vrou, te Colesberg nog in 1832, 'n vyfde in 1837 te Graaff-Reinet, en die laaste in 1842 by die sendingstasie Beersheba.[123]

In die breë was daar dus as gevolg van die *Difaqane* 'n suidwaartse migrasie by uitstek van Swart immigrante, maar ook van Bruin immigrante soos Griekwas, Korannas en Boesmans. Van 1823 begin die stroom immigrante die koloniale grensdistrikte te beïnvloed; en dit duur voort minstens totdat die Groot Trek goed aan die gang gekom het. Hierdie immigrante bly ook in die Kaapse grensdistrikte mobiel. Dit is juis hulle besondere mobiliteit wat bydra tot die verhoging van onrus in die grensdistrikte, en meewerk tot die veroorsaking van die groot Blanke Trek. 'n Duidelik merkbare neiging word

121. L.G. 531: no. 518, 10 Nov. 1838, pp. 58–59. Die punktuasie in hierdie vertaling is effens deur my gewysig. Dat hierdie toestand in hooftrekke korrek was, word bevestig deur 'n skrywe van grensinwoners van Albanie aan Napier op 20 Junie 1838, waarin daarop gewys word dat hul Hottentot-, Fingo- en Betsjoeana-veewagters, indien bewapen, 'n sterker aansporing aan die Xhosas bied om hulle aan te val (kyk L.G. 530: no. 453, pp. 9–12).

122. L.G. 531: no. 546, aan die Luit.-goew. gerig, 4 Jan. 1839, pp. 161–166. Daar is beslis dat die geweer aan sy *diensheer* terugbesorg moes word.

123. Gehaal uit die Huweliksregister, Argief van die Paryse Evangeliese Sendinggenootskap, Beersheba-Sendingstasie, 1842–1867, Lesotho, deur W. Lye in „The distribution of the Sotho peoples after the Difaqane" in Thompson (red.), *African Societies in Southern Africa*, p. 204.

Vir verdere lig op die noordwaartse terugkeer van Nie-Blanke immigrante, vgl. *ibid.*, pp. 203–205.

onder die Swart immigrante waargeneem om na hul vroeëre tuistes terug te keer. Van die Thembus beweeg oos en noordooswaarts terug na hul land; en lede van stamme wat oorspronklik uit die noorde en noordweste gekom het, beweeg weer daarheen.

Dit is die derde en laaste fase van hul mobiliteit. Soos die eerste fase van hul migrasierigting hoofsaaklik suidwaarts was, is die rigting nou grotendeels noordwaarts. Die tempo en volume daarvan kan nie maklik bepaal word nie. Van aanmerklike historiese betekenis hier is egter dat 'n hele aantal van die immigrante 'n rol gespeel het toe die Afrikaner-grensboere hul trekgedagte in 'n trekdaad begin omskep het. Van die immigrante kon as gidse en tolke optree, en ook hoogs nodige arbeid op pad voorsien. Moontlik het sommige van die swart immigrante die geleentheid benut om na hul tuistes juis met die Voortrekkers in die noorde terug te keer. 'n Aantal van hulle het dan bes moontlik in die Transoranje agtergebly. Met die beplanning en organisasie in die kritieke vroeë fase van die Groot Trek van die Afrikaner-grensboere het hulle – die produkte van die *Difaqane* – dus ook 'n rol gespeel. Synde skakels in die swart migrasie het hulle tegelykertyd skakels in die Blanke volksverhuising geword. Hoe belangrik of hoe beskeie ook al, van hul waarskynlike historiese betekenis in hierdie opsig moet kennis geneem word.

# IV Op Die Vooraand Van Die Groot Trek

„The present is a momentous crisis, not only for this frontier, but for the colony at large. Hence it behoves each one concerned to exert himself to the uttermost to defend his most sacred rights, his dearest connections, against the assaults of his enemies, – whatever garb they may assume, and under whatever pretence they may place themselves in array against him."
R. Godlonton, *Introductory Remarks to a Narrative of the Irruption of the Kafir Hordes into the Eastern Province of the Cape of Good Hope, A.D. 1834–35*, I, Grahamstad, 1835, uit die „Advertisement", Grahamstad, 6 Junie 1835.

Die onderlinge verhouding van die heterogene gemeenskappe in Suidelike Afrika was op die vooraand van die Groot Trek buitengewoon gekompliseerd. Die oudste golf van Wes-Europese koloniste, die Blanke Afrikaners, reeds 180 jaar lank in die land gevestig, was ook die wydste versprei en het 'n eie taal en onderlinge samehorigheidsgevoel ontwikkel.[1] Die Britse Setlaars, die jongste bevolkingsgolf, was nog nie vyftien jaar in die land nie en feitlik uitsluitlik in die suidoostelike grensdistrik Albanie en die aangrensende stad Port Elizabeth gevestig.[2] Heelwat van die vroeëre Engelssprekende immigrante was in die Kaapse Skiereiland en sy onmiddellike omgewing gekonsentreer. Die Nie-Blanke gemeenskappe in Suid-Afrika was nog veel meer uiteenlopend. Die slawe, ingevoer by uitstek uit Asiatiese en Sentraal-Afrikaanse geweste, was hoofsaaklik in die westelike distrikte woonagtig. Die feitlik geheel en al ontstamde Hottentotte was vinnig besig om as verskillende tipes Gekleurdes in die Blanke koloniale gemeenskap ingeskakel te word: hul taal was 'n gebroke Hollands, hul name Hollands, hulle was besig om die Christelike godsdiens aan te neem, en hul gewoontes en gebruike was soos dié van die agterlike Blankes.[3] Die

1. M. C. E. van Schoor, *Die Nasionale en Politieke Bewuswording van die Afrikaner in Migrasie en sy Ontluiking in Transgariep tot 1854* (in Arg.-jrb. vir S.A. Gesk., 26ste jrg., II, 1963), Hoofstukke 1 en 2; D. J. Kotzé, *Nasionalisme, 'n Vergelykende Studie*, deel 1 van *Nasionalisme as Historiese Faktor*, Kaapstad, 1969, Hoofstuk 2; D. J. Kotzé, *Positiewe Nasionalisme*, Kaapstad, 1968, pp. 20–33; J. du P. Scholtz, *Die Afrikaner en sy Taal, 1806–1875*, 2de uitgawe, Kaapstad ens., 1965, pp. 3–78. Die presiese mate waarin Nasionalisme reeds onder die Afrikaners posgevat het, kan met vrug verder ondersoek word. Vir 'n kort bespreking hiervan, kyk Hoofstuk VI hieronder.
2. Vgl. I. E. Edwards, *The 1820 Settlers in South Africa*, Londen ens., 1934, en H. E. Hockly, *The Story of the British Settlers of 1820 in South Africa*, Kaapstad, 1948. Onder die nuwere, gespesialiseerde werke tel E. Morse Jones, *Roll of the British Settlers in South Africa*, Part 1, up to 1826, Kaapstad, 1971, en A. E. Makin, *The 1820 Settlers of Salem*, Wynberg, 1971. Behalwe vir die Moodie-Setlaars van 1817 het daar voor 1820 slegs sporadiese Britse immigrasie plaasgevind.
3. Sedert J. S. Marais se algemene oorsig, *The Cape Coloured People, 1652–1937*, Lon-

oorweldigende meerderheid van die Bantoe is deur die Kaapse koloniste as bedreigers van die koloniale Oosgrens beskou; slegs 'n proporsionele klein aantal van hulle het hul reeds permanent binnekant die Kolonie gevestig, hetsy selfstandig, hetsy in diens van Blankes. Nietemin was daar baie duisende van hulle in die Oosgrensdistrikte gevestig.[4] Die jagtersvolk, die Boesmans, het hulle weer op of oor die dorre noordgrens in klein groepe opgehou, dikwels as geharde buiters van die vee van alle pastorale groepe; maar enkeles het tog onder Blanke beheer begin kom. Die wild waarvan hulle hoofsaaklik gelewe het, is nou deur talle ander jagters doodgeskiet en verdryf.

Buitekant die Kolonie, in die destyds skynbaar onmeetlike ruimtes van Suidelike Afrika, was die toestand ook besonder ingewikkeld; en daaroor is minder betroubare inligting beskikbaar. Dáár was gevestig wyd verskillende en wyd verspreide groepe Nie-Blankes, wat gewoonlik vyandig teenoor hul bure ingestel was, soos reeds in vorige hoofstukke aangetoon. In mindere of meerdere mate het feitlik almal reeds onder Wes-Europese invloed verkeer – selfs die magtige despotiese veroweraars, Dingane en Moselikatse. 'n Groot verskeidenheid sendinggenootskappe (soos reeds tevore in die Kolonie) het 'n vroeë begin gemaak om hulle te kersten en Westerse deugde aan te leer; handelaars, jagters en ander pioniers het, benewens ander gesogte Westerse handelsware, by uitstek vuurwapens en buskruit aan die inboorlinge verruil, vir ivoor, huide en velle; en in die proses soms Westerse ondeugde aan hulle besorg.[5] Klein getalle Griekwas, Gekleurdes en Basters het geruime tyd reeds noordwaarts te perd en met vuurwapens dood en verwoesting gesaai onder inboorlinge bewapen slegs met pyl en boog, assegaai en strydbyl. So 'n hoë premie is op die superieure Blanke vuurwapens geplaas dat die beste pogings deur die Britse owerheid om die onwettige ruilhandel daarin te beëindig, misluk het.[6] Blanke Trekboere het reeds betreklik hoog op in die Transoranje op ruim gronde gestaan. Ter wille van beter en meer weiveld het baie van hierdie Afrikaanssprekende grensboere hulle tydelik, en soms ook byna permanent, buitekant die koloniale grense begeef. Die staatkundige en kerklike bande met die Kolonie het hulle tog erken en onderhou deur belastings te kom betaal en die sakramente te ontvang.[7] Naas die ongemagtigde Afrikaanse boere-uitbreiding oor die noordoosgrens van die Kolonie, was daar 'n beperkte Engelssprekende hande-

den, 1939, wat hoofsaaklik op gedrukte bronne gebaseer is, kort ons 'n omvattende studie oor die vroeë ontwikkelingsgang van die Gekleurdes. 'n Gedetailleerde studie oor een aspek deur J. de Villiers in sy *Hottentot-Regimente aan die Kaap 1781–1806* (ongep. M.A.-verh., Univ. van Stellenbosch, 1969), toon op interessante wyse aan hoeveel terrein braak lê. Vgl. bv. die naamlyste op pp. 294–299 en 301.

4. Vgl. die laaste gedeelte van Hoofstuk III hierbo.
5. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 32 en 45.
6. G.H. 19/4: Verklarings deur Antonie Aries, Uithaalder en Petrus Smith, gedateer 2 Des. 1835; C.O. 291: no. 21, J. Melvill aan R. Plasket, gedateer 5 Julie 1826.
7. P. J. van der Merwe, *Die Noordwaartse Beweging van die Boere voor die Groot Trek (1770–1842)*, pp. 208–290. Kyk ook Hoofstuk VII hieronder.

laars- en jagtersuitbreiding oor see en oor land na Port Natal, 'n relatiewe oop kol agter die Xhosa-grensgebied en voor die eintlike Zoeloeryk. Die paar dosyn Blankes wat hulle hier gevestig het, het as Blanke inboorlinghoofde met inboorlingvroue onder vlugtelinge van Shaka en Dingane gelewe, eerder as om 'n aparte gemeenskap soos dié van die Afrikaanse Trekboere in te rig.[8] Tussen Afrikaanssprekende Blankes en Nie-Blankes soos Hottentotte en slawe het bloedvermenging wel binne sowel as buite die Kolonie voorgekom, in stedelike gemeenskappe en op die platteland, maar nie op 'n uitgebreide skaal nie. Die reeds vermelde Coenraad de Buys, wat verskeie Nie-Blanke vroue gehad het, is die bekendste van 'n aantal grensboer-voorbeelde. Alhoewel 'n kleurgevoel nou reeds wyd en sterk onder die Afrikaners posgevat het, word daar ook op die platteland gemengde huwelike aangetref.[9]

Oor die heterogene gemeenskappe in die Kaapkolonie het die Britse koloniale administrasie direk of indirek beheer uitgeoefen, en dus tot hul vorming bygedra. In 'n mate was dit ook waar van die verspreide gemeenskappe buite die koloniale grense. Die Imperiale faktor was beslis 'n element wat die aard van die Suid-Afrikaanse gemeenskappe help bepaal het. Primêr was die Britse koloniale beleid daarop toegespits om sy strategiese mariene en handelsteunpunte in Tafel-, Simons- en Algoabaai behoorlik te beskerm. Volgens sy insig het die koloniale grense reeds veels te ver in die binnelande gelê.[10] Die baie groot afstand na die noordoostelike en oostelike grensdistrikte, met slegs 'n beperkte aantal amptenare en swak troepemagte om hulle te beheer en te verdedig, het die Britse regering in 'n verleentheid gebring. Dat die Britse regering sy prestige daar ver weg wou handhaaf en onder steeds toenemende filantropiese druk ook alle klasse Nie-Blankes teen moontlike veronregting en onderdrukking deur Blankes wou beskerm, het sy verleentheid aansienlik laat toeneem. Terwyl sterk pressiegroepe uit die geledere van sendeling-filantrope sowel in Brittanje as in Suid-Afrika op 'n doeltreffende beskerming van ingeboekte slawe, die koloniale Hottentotte en Gekleurdes aangedring het en dringend gevra het dat die Boesmans en die Xhosas teen die Boerekommando's se geweld beskerm moes word, het invloedryke kringe in die Britse koloniale administrasie die besteding van geld in die afgeleë, onproduktiewe Suid-Afrikaanse binnelande teengestaan. So sterk was hierdie weerstand dat ook die aandrang

8. Naas die ouere G. Mackeurtan se *The Cradle Days of Natal (1497–1845)*, Londen, 1930, gee mev. Janie Malherbe in *Port Natal*, Kaapstad, 1965, 'n nuwe relaas en beklemtoon dat daar onder die eerste Blankes te Port Natal in 1824 'n hele paar Afrikaanssprekendes was, o.a. J. P. Hoffman, die latere Vrystaatse president (pp. 13–18).

9. Vgl. J. A. Heese, *Die Herkoms van die Afrikaner 1657–1867*, Kaapstad, 1971, pp. 25 vlg. en 171 vlg. Eerw. Shrewsbury skryf op 12 Julie 1827 uit Butterworth oor die lewe van Klap Lochenberg, wat 'n soortgelyke loopbaan as Coenraad de Buys sou gehad het (*Report of the Wesleyan-Methodist Society*, 1827, Londen, pp. 44–45). 'n Belangrike, maar sensitiewe, terrein lê hier braak vir verdere navorsing.

10. Vir sir James Stephen se treffende nota van 31 Januarie 1842 kyk C.O. 48/214, aangehaal deur Hall, *The Colonial Office*, pp. 171–172.

van handelskringe op meer hulp en meer beskerming van *hulle* bedrywighede nie veel verrig het nie.[11]

Nieteenstaande 'n volgehoue verset teen die verdere uitbreiding van die reeds afgeleë en dunbevolkte grensdistrikte, is die Britse regering in die vroeë jare dertig tog – soos ook elders in sy wêreldryk – ingetrek in sy aangrensende gebiede. Hy kon ook nie anders nie, want sy Blanke onderdane het steeds 'n lewendige belangstelling getoon in die meeste ekstra-koloniale streke van Suidoos-Afrika. Waar ekstra-koloniale Nie-Blankes ook 'n lewendiger belangstelling in koloniale streke getoon het, is die grenssone steeds verder verbreed. In 'n drieledige, min of meer ewewydige, lyn van opmars het sendelinge van baie genootskappe noordoos beweeg en 'n lyn van stasies aangelê ter voorbereiding op die stigting van verdere stasies. Die mees westelike speerpunt het oor die Griekwas en Betsjoeanas by die Matebeles uitgekom; die middelste, breëre golf het Moshesh en sy bure bereik; terwyl die oostelike speerpunt deur die Xhosas na Port Natal en die Zoeloes gemik was. Met die stasies as steunpunte het sendelinge, en saam met hulle handelaars, jagters en ontdekkingsreisigers, Wes-Transvaal, Noord-Transvaal en Natal verder binnegedring.[12]

By tye het dit geskyn asof die veiligheid van sy swak verdedigde grensgebiede deur sterk oorlogsugtige stamme bedreig en oorrompel kon word. Vandaar dat vuurwapens en ammunisie nie alleen aan goedgekeurde Blankes oorkant die grense toegelaat is nie, maar ook aan vriendskaplik gesinde, half beskaafde Griekwas verskaf is, tesame met 'n subsidie om die orde en vrede in hul buffergebiede te bewaar. Daar is getrag om die Trekboere in die Transoranje te beheer deur hulle gereeld terug te roep en planne te beraam om misdade deur Britse onderdane oorkant die koloniale grense gepleeg in koloniale howe te straf.[13] In die praktyk was daar reeds 'n streek oorkant die grense waar Brittanje indirek gesag begin uitoefen het en waarheen hy nie Blankes oor wie se optrede hy bedenkinge gekoester het, wou toelaat om te gaan nie. Met die vuurwapens wat hulle noodwendig moes saamneem, kon hulle te veel moeilikheid daar veroorsaak. Omdat die Kaapse grensdistrikte te uitgestrek was vir die te klein groepie amptenare en polisie, en die te klein getal soldate, was daar egter heelwat ontwyking van alle soorte grensbeheermaatreëls. Selfs groot

11. Die tema word uitvoerig ontleed deur J. S. Galbraith, *Reluctant Empire*, en Muller, *Britse Owerheid*.

12. Nadat J. du Plessis sy pionierswerk *A History of the Christian Missions in South Africa*, Londen, 1911, en K. S. Latourette sy monumentale *A History of the expansion of Christianity*, deel IV, New York, 1941, die lig laat sien het, is dié tema nie weer omvattend behandel nie. Vir die talle aspekte waaroor wel gepubliseer is, vgl. my Literatuur- en Bronnelys, I (ii).

13. De Kiewiet, *British Colonial Policy and the S.A. Republics*, p. 11 vlg. Sedert 1829 is reeds aandag gegee aan die noordelike ekstraterritoriale jurisdiksie van die Britse owerheid. Vgl. C.O. 48/132: Cape of Good Hope, Corresp., 1829, no. 863, Stephen aan Hay, 20 Feb. 1829, met nota (P.R.O.). Uiteindelik lei dit tot die aanname van die sogenaamde „Cape of Good Hope Punishment Act" van 1836.

voorrade wapens en ammunisie is onwettig die grense oorgeneem.[14] Die Kaapkolonie op die vooraand van die Groot Trek word daardeur gekenmerk dat dit, nieteenstaande alle regeringsmaatreëls om dit te verhoed, reeds uit sy nate gebars het. Radikale veranderings was besig om die hele Suidelike Afrika te transformeer. Nie slegs het Blankes uit die Kolonie beweeg nie, maar duisende Nie-Blankes het ook die Kolonie ingestroom.

Groei word op baie terreine aangetref; groei, egter, sonder veel beplanning en beheer van owerheidsweë. Soos reeds aangetoon, het die aangaan van aanmerklike uitgawes nie gestrook met owerheidsbeleid t.o.v. die Suid-Afrikaanse binnelande nie. Energie kom soms onbeheers tot uiting en 'n verspilling van kragte, en frustrasie, volg. In die laaste jare van die Nederlandse Oos-Indiese Kompanjie was die mislukking van owerheidsbeheer in die praktyk reeds 'n voldonge feit. 'n Rukkie in 1795 skyn dit asof opstand teen die owerheid sou slaag. Daarna word bykans vier dekades die sterkste manifestasie van rebellie deur die Britse militêre en mariene oormag gedemp. Met die verdwyning van lord Charles Somerset se outokrasie word die demper egter van baie soorte van private koloniale bedrywighede opgelig.[15]

Op die vooraand van die Groot Trek is owerheidsbeheer oor die Kolonie in die praktyk nie meer geslaag nie. Meer beperkende wetgewing, bv. om die Blanke diensheer aan bande te lê, word aangeneem, maar middels om dié wet-

14. Vgl. o.a. L.G. 527: J. A. Vorster aan Stockenstrom, Sterrenbergspruit, 30 Okt. 1837, p. 11; L.G. 525: no. 158, memorie van S. Marcus aan Stockenstrom, Grahamstad, 10 Mei 1837, met verslag deur resident-magistraat Campbell, 6 Julie 1837, p. 147 vlg.; G.H. 19/4: verklarings deur Antonie Aries ('n onderdaan van Griekwahoof Waterboer), Uithaalder ('n onderdaan van Cornelis Kok), en Petrus Smith ('n „Slave Bastard"), oor wapenhandel gedryf deur F. Weylbagh onder Korannas, Griekwas en Bantoe oorkant die Oranje- en die Vaalrivier 'n jaar of twee tevore. Al drie verklarings is gedateer Black River, 2 Des. 1835. Reeds op 6 Mei 1829 word uit die distrik Graaff-Reinet aan regeringsekr. Bell berig dat heelwat buskruit, lood en nuwe gewere oor Allemansdrif deur Basters gesmokkel word. Skynbaar versterk die wapens die mag van die Bergenaarkaptein Barend Barends. Van sy volgelinge, genaamd Jan Pienaar, David Bergover, Magers Jonker en Piet David, sou bv. in Grahamstad 249 lb. buskruit, 499 lb. lood en 8 nuwe gewere gekoop het en dit die hele pad noordwaarts gesmokkel het (kyk C.O. 2715: no. 75). Nog vroeër het regeringsagent J. Melvill aan sir R. Plasket uit Griekwastad op 5 Julie 1826 gerapporteer dat, terwyl hy voorheen verwag het dat 'n beskawende invloed van handelaars daar sou uitgaan, die ondervinding nou leer „that this free access into the Interior is attended with such pernicious effects as were not anticipated". Die smokkelhandel van smouse kan later die vrede op die koloniale grense verstoor. „I do not think there has been a single Hawker in these parts," gaan hy voort, „who has not sold Guns or ammunition either to the Griquas or Bechuanas." Waar laasgenoemdes tevore krale as ruilmedium aanvaar het, word krale van onlangs af geweier „and nothing else but Guns and ammunition will be taken in exchange for their articles of Trade" (vgl. C.O. 291: no. 21). Oor die omvang van die wapenhandel uit Grahamstad na Xhosaland, kyk L.G. 374: H. C. Selby aan Hudson, 14 Maart 1839, pp. 81–97.

15. Kyk A. K. Millar, *Plantagenet in South Africa: Lord Charles Somerset*, Kaapstad ens., 1965.

te uit te voer, bly ondoeltreffend. Van ampsweë word Engelstaligheid bv. neergelê. Veldkornette en veldkommandante besig noodgedwonge Hollands omdat hulle nie voldoende Engels ken nie; en hulle Hollandstaligheid moet weer noodgedwonge so aanvaar word, want anders sou die ganse raamwerk van die plaaslike bestuur in duie stort.[16] Terwyl die verpligtinge van amptenare steeds groter word, trek die salarisse wat aangebied word nie genoeg van die regte tipe amptenaar om die verpligtinge na te kom nie.[17] Wanneer dringend aangevra, word akkurate inligting nie met die nodige spoed aan die owerheid gelewer nie.[18] Daar is 'n wyer wordende gaping tussen die hoër beamptes wat

16. Kyk o.a. G.H. 23/13: Desp. Bk., 1840–1842, conf., Napier aan Russell, 8 Sept. 1814, p. 252. Buitekant Albanie en die Kaapse Skiereiland was daar min veldkornette en ander burgerampsdraers wat Engels goed beheer het. Belangrike kennisgewings moes dus in Hollands aan hulle gestuur word. Hul vernaamste briewe moes vertaal word, soms deur die beampte wat die briewe ontvang het. Passe aan Nie-Blankes uitgereik moes liefs in Hollands gedruk word; anders sou die boere wat die arbeiders in diens neem, nie die voorwaardes begryp nie. Wat die administratiewe voertaal betref, het teorie en praktyk hemelsbreed van mekaar verskil. Onder die talle dokumente vgl. o.a. L.G. 280: S. H. du Toit aan Hudson, Uitenhage, 27 Feb. 1837; L.G. 277: no. 12, Siviele Kommissaris Uitenhage aan Stockenstrom, 26 Sept. 1836, pp. 48–50; L.G. 271: no. 3, P. R. Marillier aan Hudson, Somerset, 9 Feb. 1842, p. 11; Cradock 8/27: Hudson aan Civ. Com. Cradock, Grahamstad, 21 Mei 1838, met bylaes (ongenommer).
17. Vgl. o.a. L.G. 282: no. 95, Siviele Kommissaris Uitenhage aan Hudson, 12 Junie 1838, p. 88 vlg. (vir die menigvuldige pligte van veldkornette in Uitenhage in 1837); L.G. 280: no. 220, *ib.* aan *ib.*, 5 Des. 1837, met bylae W. R. Hilton en J. G. de Villiers, Port Elizabeth, 7 Des. 1837, p. 149 (hoedat stygende lewenskoste amptenare se salarisse ontoereikend maak); L.G. 267: Siviele Kommissaris Somerset aan Hudson, nota deur Stockenstrom, 23 Junie 1838, pp. 99–101 en Cradock 8/27: rondskrywe, Hudson aan Siviele Kommissaris Cradock, Grahamstad, 26 April 1838 (probleme om geskikte persone te kry as veldkornette). Omdat die werking van die administrasie van die grensdistrikte soms chaoties was, kon dit gebeur dat provisionele veldkornet Jan Venter van die wyk Brakrivier, distrik Cradock, byna vyf jaar lank geen betaling vir sy dienste ontvang het nie, nieteenstaande hy herhaalde kere daarom gevra het. Volgens amptelike dokumente het hy in sy wyk, die grootste in die distrik, van 1835 tot 1840 „prompt and active services at all times (whenever required)" gelewer. Luit.-goewerneur Hare noteer dat dit onverklaarbaar is, want die begroting het voorsiening gemaak vir dié pos en dit word spesifiek in die dokumente aangetoon dat Venter daarin aangestel is en dat hy die werk gedoen het (L.G. 534: no. 800, J. Venter aan Hare, 4 Mei 1840, pp. 232–237 en siviele kommissaris Gilfillan aan Hare, 6 April 1841, p. 238 vlg.).
18. L.G. 265: no. 24, Ziervogel aan Waarn. Sekr. van Stockenstrom, Somerset, 5 April 1837, p. 112 en no. 27, *ib.* aan *ib.*, 20 Junie 1837; Ay. 8/55: Ziervogel aan Campbell, Somerset, Jan. 1835. In 'n omsendbrief uit die Kaapse Koloniale Kantoor word in Nov. 1839 aangedring op akkurate en spoedige statistieke benodig vir publikasie; en dan bygevoeg „the returns hitherto furnished by *some of the Civil Commissioners have been so scanty and defective*, and have been forwarded at so late a period of the year", dat die Goewerneur nou spesiale aandag hieraan versoek (L.G. 62: Omsendbrief aan Siviele Kommissarisse, Kaapstad, 20 Nov. 1839, pp. 10–11). Vir 'n algemene ontleding van die bestuur van die Kaapkolonie, kyk A. K. Fryer, *The Government of the Cape of Good Hope, 1825–1854: the age of Imperial Reform* (in Arg.-jrb. vir S.A. Gesk., 27ste jg., I, 1964).

gewoonlik van oorsee af ingevoer en die laer beamptes wat gewoonlik uit die Kaapse koloniste gekies is; en dit bevorder nie die doeltreffende uitvoering van die Britse beleid nie. Op die vooraand van die Groot Trek bereik die filantropiese gevoel 'n hoogtepunt in sy beïnvloeding van die Britse koloniale administrasie, maar omdat verreweg die meeste beamptes (en veral die laeres) aan die Kaap dit toe nie gunstig gesind is nie, word sy invloed nie altyd in die praktiese toepassing van die Britse beleid opgemerk nie.

Onder aanmoediging van bekwame en bedrywige sendeling-filantrope is Hottentotte en Gekleurdes steeds en in groter getalle in die Blanke koloniale gemeenskap opgeneem. Toe die slawe as ingeboektes op die punt gestaan het om die geledere van die vrye Nie-Blankes in die Kaapkolonie verder te versterk, is skerp reaksies van Blankes op baie terreine van die lewe uitgelok. Dat die inskakelingsproses met regeringsdwang gesteun is, is dan ook deur die Afrikaner as 'n grief beskou. Dit was die Afrikaanse Boer wat homself as die belangrike draer van die Europese beskawing in Suid-Afrika gesien het. So intens was hy bewus van sy roeping dat alles wat hom in die weg gestaan het, moes swig. Vandaar sy onverbiddelike aanspraak op die grond en arbeid van die inboorling en ook sy strenge differensiasie tussen Blank en Nie-Blank. Die sendeling het weer daarna gestreef om onder die gunstigste omstandighede sy Christelike boodskap aan die inboorling te bring. Vandaar sy aandrang op 'n Britse protektoraat oor die inboorling en die wering van Blanke koloniste uit sy onmiddellike omgewing. Die sendeling-filantroop het beweer dat die Boer die inboorling minder vatbaar vir kerstening maak deur hom te veronreg en te verhinder om sy regmatige plek as die potensiële gelyke van die Europeaan in dieselfde maatskappy in te neem. Noodwendig moes die teenstrydige opvattings van die veeboer-landhouer en die sendeling-handelaar tot 'n ernstige botsing lei: dié twee speerpunte van die Europese beskawing in Suid-Afrika het hul beskawingstaak totaal verskillend benader.[19]

Stryd is kenmerkend van die heterogene gemeenskappe in die Kaapkolonie op die vooraand van die Groot Trek. Stryd woed tussen groepe Blankes en groepe Nie-Blankes, sommige Hollandstaliges en sommige Engelstaliges, tussen boere en sendelinge, tussen boere en amptenare, tussen amptenare onderling (en soms op die mees persoonlike grondslag of as gevolg van gefrustreerde ambisies), tussen sendinggenootskappe onderling, tussen geestelike leiers onderling. Die stryd spruit voort uit verskillende uitgangspunte, uit talle belangebotsings, verskillende toekomsplanne vir 'n beter Suid-Afrika, waaroor een leier met die ander in hewige botsing kom. Uitgesprokenheid in die pers, in boeke en pamflette, en in briewe, amptelik sowel as privaat, word algemeen aangetref.[20]

Ons onderskei eers politieke toestande, dan ekonomiese en maatskaplike toe-

19. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 31–59.
20. Vir 'n tentatiewe lys van vroeë Kaapse publikasies, vgl. P. W. Laidler, *The pre-Victorian products of the Cape press, 1796–1837*, Johannesburg, 1935. Vername

stande, en vervolgens kulturele en intellektuele toestande; en skets dan die ontstaan van die grensdorp.

Op die vooraand van die Groot Trek was die Kaap 'n kroonkolonie waarin die koloniste heel weinig aandeel in die bestuur van hul land gehad het. In 1828 is die Burger-Senaat in Kaapstad en die stelsel van landdros en heemrade in alle distrikte afgeskaf, en daarmee het 'n vername aandeel in die plaaslike bestuur verlore gegaan. In die uitgestrekte Kolonie het koloniste in die praktyk dikwels 'n belangrike rol in die plaaslike bestuur verower. Maar in die sentrale bestuur het hulle al die jare weinig geleenthede geniet. Petisies om 'n groter aandeel in die sentrale regering is nou herhaalde kere na Engeland gestuur. In Junie 1827 en weer in Mei 1830 is tevergeefs versoekskrifte om 'n verteenwoordigende vergadering aan die Britse Laerhuis voorgelê. Redes vir die weiering was o.a. die heterogene samestelling van die Kaapse gemeenskap, die klein aantal Engelssprekendes en verset deur die filantrope.[21] In Julie 1831 het 'n openbare vergadering te Kaapstad besluit om by 'n verdere petisie onder meer te vra dat 'n Wetgewende Vergadering, saamgestel deur die vry verkose verteenwoordigers van die koloniste, in die lewe geroep word. Tegelyk word daar gekla by die Koning-in-Rade dat hulle geen selfbestuur geniet nie, dat daar geen beheer oor spandabele uitgawes is nie, dat belastings te hoog is, en word die euwels vermeld wat hulle in die toenmalige stelsel van plaaslike bestuur sien. Daar word gevra om 'n verantwoordelike Uitvoerende Raad, aangewys deur die Goewerneur, met die goedkeuring van die Kroon, en 'n Wetgewende Vergadering waarin uitsluitlik vryverkose koloniale verteenwoordigers sitting sou hê. Cole het gerapporteer „there is not a single person in the Colony satisfied with the Council of Advice as it is now". Die Goewerneur raai af dat die heemrade heringestel word. Die Imperiale Koloniale Kantoor se potloodnota op die missive het gelui dat die oorweging van die aangeleentheid tot Cole se terugkeer na Engeland moes oorstaan.[22] Eers teen die einde van 1833 word

periodieke literatuur word later in hierdie hoofstuk bespreek. Soms kom uitings in hierdie gees op onverwagte plekke, soos in 'n verlieslys van die Sesde Oosgrensoorlog, te voorskyn. Luitenant R. H. Rubidge, R.N., van Gletwyn, Albanie, laat hom in 1835 te Grahamstad soos volg uit oor John Fairbairn se Kaapstadse koerant: „Files for 8 years of the Sophisticated Jesuistical Incendiary Paper 'the Comm.l Advert' being the time which I took before I was reluctantly compelled to discontinue from being convinced its editor is an Enemy to the interests of the Colony and to the general welfare of Mankind" (L.G. 35: no. 1242, Rubidge aan Hudson, pp. 194–197, aanhaling p. 197).

21. C.O. 48/146: Cape of Good Hope, Correspondence, 1832, vol. 1, Jan.–Des., no. 3, Cole aan Goderich, 6 Jan. 1832, met bylae no. 3 (P.R.O.). Reeds op 19 Julie 1828 het Bourke aan Huskisson 'n ongedateerde petisie om 'n Wetgewende Vergadering, ook in Kaapstad opgestel, deurgestuur. Sien C.O. 48/125: Cape of Good Hope Correspondence, 1828, Julie – Des., no. 33, pp. 15–39a (P.R.O.). Vgl. ook U. Scheepers, *The Governorship of Sir Galbraith Lowry Cole*, ongep. M.A.-tesis, Unisa, 1938, p. 11 en Fryer, p. 7; Hunt, *The Governorships of Sir G. Lowry Cole*.
22. C.O. 48/146: no. 3, Cole aan Goderich, 6 Jan. 1832, met bylae no. 3 (P.R.O.).

in D'Urban se instruksies vir die instelling van slegs 'n Wetgewende Raad voorsiening gemaak. Die enigste verteenwoordigers van die koloniste in die Raad was van vyf tot sewe lede wat nie vry verkies sou word nie, maar deur die Goewerneur persoonlik genomineer moes word.[23] Selfs dié geringe mate van selfbestuur het filantrope soos dr. J. Philip en die digter T. Pringle nog verontrus: enige uitbreiding daarop sou o.a. onder filantropiese druk jare lank nie moontlik wees nie.[24]

Nietemin het dr. Philip se skoonseun, John Fairbairn, as redakteur van *The South African Commercial Advertiser*, gedurende die vroeë jare dertig geskryf dat die Kaapse koloniste die Verenigde State van Amerika as hul model moes neem ten einde 'n groter mate van seggenskap in die bestuur van hul land te verkry. Fairbairn hef die beroemde Amerikaanse kreet „No taxation without consent" aan. Hy vergelyk die fenomenale ontwikkelingsgang van die Noord-Amerikaanse kolonies met die slakkegang van die Kaapkolonie. In Noord-Amerika sien hy vryheid en liberale beginsels.[25] Op 23 November 1833 skryf Fairbairn 'n subhoofartikel onder opskrif „We know little of Republican America". Uit Amerikaanse en Engelse nuusblaaie word geredelik nuus uit Amerika, soos oor die Indiane en die grenskoloniste, die Amerikaanse Negerkolonie Liberië, die werking van Amerikaanse republikeinse instellings en ander belangwekkende temas, oorgeneem. Langs *The South African Commercial Advertiser* verrys spoedig *The Graham's Town Journal* en *De Zuid-Afrikaan*, wat met aanneemliker denkbeelde beter vorm kan gee aan die koloniale politieke aspirasies. Na die vestiging van Isaac Chase in 1835 as Amerikaanse konsul te Kaapstad, neem die skeepsverkeer tussen die twee lande vinnig toe; heelwat meer Amerikaanse nuusblaaie bereik die Kaap, meer Amerikaanse literatuur word aan die Kaap versprei, geresenseer en gelees. 'n Klaarblyklik verhoogde belangstelling word dus getoon by uitstek in allerlei aspekte rakende Amerikaanse staatsinstellings en -beleid.[26] Binnekort sou met die koms van die eerste Amerikaanse sendelinge na Suid-Afrika – heeltemal ten onregte – die suspisie opgewek word dat hulle ook politieke oogmerke sou koester. By Port Natal en Delagoabaai sou nie alleen Amerikaanse walvisvaarders en koopvaarders steunpunte vind nie, maar dit sou ook staatkundige doelstellings kon verberg, wat deel van 'n groter skema in Sentraal-Afrika en op strategiese punte op die roete na die ooste sou kon uitmaak.[27]

23. *C. of G.H. Govt. Gazette*, 24 Jan. 1834; Harlow en Madden, *British Colonial Developments 1774–1834: Select Documents*, Oxford, 1953, pp. 115–119 (instruksie van 8 Nov. 1833).
24. Muller, *Britse Owerheid*, p. 58.
25. Vgl. bv. *S.A. Com. Adv.*, 14 en 17 Aug. 1833.
26. Kyk Muller, „Die Besoek van die Amerikaanse Oorlogsfregat ‚Potomac' aan die Kaap in 1831", in *Hertzog-Annale*, jaarboek II, Des. 1955, pp. 51–52.
27. C.O. 48/163: Cape, Public Offices, 1835, vol. 3, Admiralty aan Hay, 30 Junie 1835, pp. 37–39; India Board aan Hay, 3 Aug. 1835, pp. 56–57; Foreign Office aan Hay, 29 Julie 1835, pp. 113–115b.

Op die vooraand van die Groot Trek was slegs Blanke Kapenaars nog politiekbewus en begerig om as belastingbetalers en landverdedigers 'n veel groter aandeel in die bestuur van hul land te verkry, desnoods op Amerikaanse model, wat sedert die laaste kwart van die agtiende eeu aandag aan die Kaap getrek het. Die demokratiese strewe was na vry verkose verteenwoordigers. Na die Kaapse „Patriotte" van die laat agtiende eeu se mislukte pogings om dieselfde doelstelling te verwesenlik, kry ons egter nie verwysings nie. Dit is ook moeilik om 'n lyn deur te trek van die laat agtiende-eeuse Patriotte na die draers van Afrikaner-nasionalisme in die dertigerjare van die negentiende eeu.[28] Die Kaapse Nie-Blankes was politiek onontwaak. Of die meer talryke Afrikaanssprekendes met die meer politiek bewuste Engelssprekende minderheid in Kaapstad, in die dorpe en die distrik Albanie woonagtig, in 'n politieke stryd gewikkel sou geraak het, is onmoontlik om te sê. Voldoende Afrikaanssprekende leiers was nog nie Engels so magtig dat hulle vry op die politieke terrein sou kon beweeg nie. Ofskoon daar verskillende benaderings was by die twee Blanke groepe (met miskien 'n tradisie van opposisie en suspisie wat uit die sewentiende-eeuse see-oorloë spruit), is daar soveel druk van die Nie-Blanke binne en buite die Kolonie, asook van die kant van die Britse regering, op hulle uitgeoefen, dat mens nie anders kan as om 'n redelike goeie mate van politieke samewerking te verwag nie. Oor die Sesde Oosgrensoorlog, bv., sou hulle in enige vry verkose Wetgewende Vergadering dit roerend eens gewees het.[29]

Ook oor die aanstelling van meer verdienstelike Kaapse burgers in hoëre Kaapse ampte het Afrikaans- en Engelssprekendes saamgestem. Ou Hollandse beamptes het selde die geleentheid gekry om die hoëre poste aan die Kaap te beklee. Andries Stockenstrom as kommissaris-generaal en later luitenant-goewerneur het dit van alle Kapenaars die verste gebring; maar sy bevorderingskanse is verbeter deur ruim ervaring van grenstoestande en deur filantropiese oorwegings. Verdienstelike en goedopgevoede seuns van Engelssprekendes in die Kaapkolonie is ten gunste van oorsese familiebetrekkings of vriende van invloedrykes oor die hoof gesien. Hulle het hulle dan ook aangesluit by hul Afrikaanssprekende landgenote in protes oor die gebrek aan plaaslike geleenthede vir administratiewe en staatkundige talente. Teen beamptes uit die geledere van die koloniste is daar nog verder gediskrimineer deurdat die ingevoerde beamptes in Britse sterling betaal is; daarenteen het Kapenaars hul salaris in

28. Kyk bv. C. Beyers „*Die Groot Trek met betrekking tot ons Nasiegroei*" in Arg.-jrb. vir S.A. Gesk., 4de jg., deel I, 1941, en *Die Kaapse Patriotte*, Pretoria, 1967; T. van Wijk, „Die Uitgang van die Agtiende Eeu" in *Die Hervertolking van ons Geskiedenis* (Van Jaarsveld e.a. reds.), p. 38; J. C. Visagie, *Willem Fredrik Hertzog, 1792–1847* (ongep. M.A.-verh., Unisa, 1971).

29. Aspekte van die verhouding tussen die Engelssprekendes en die Afrikaners word later in hierdie hoofstuk bespreek. Vgl. o.a. C. R. Kotzé, „Reaksie van die Afrikaners op die Owerheidsbeleid teenoor hulle, 1806–1828", II, in *Historia*, 14de jg., no. 4, Des. 1969, pp. 243–261.

gedepresieerde Kaapse riksdaalders ontvang.[30] Die benaming „koloniaal" hou nog iets minderwaardigs in wanneer ontwikkelde, belowende jong Kapenaars, goed opgevoed, met die nodige bekwaamheid en daarby vertroud met plaaslike toestande, nie op eie bodem tot hul reg kom nie.

As mens die armoede en betreklike agterlikheid van die Kaapkolonie met sy karige hulpbronne op die vooraand van die Groot Trek in ag neem, kan mens goed begryp dat die woord „koloniaal" 'n ietwat ongunstige betekenisnuanse gekry het.[31] Die afgeleë, uitgestrekte, dunbevolkte kolonie tussen Suid-Amerika in die weste, en Indië en Australië in die ooste, het in 1834 'n totale bevolking van alle rasse van sowat 150 000 gehad. Waar meer as die helfte van hulle Nie-Blankes was wat òf as slawe-arbeiders òf as Gekleurdes (waaronder 'n klein aantal nominaal nog nie ontstamde Hottentotte nie) in 'n onderhorige ekonomiese posisie en op 'n lae maatskaplike vlak verkeer het, kan verstaan word dat die Kaapse stoflike welvaart nie hoog kon wees nie. As daarby nog in ag geneem word dat 'n outokratiese koloniale beleid nog steeds getrag het om Kaapse belange ondergeskik aan die belange van 'n Europese moederland te stel, en eers heel kort tevore die strenge formele regeringsbeheer begin verslap het, is dit te begrype dat die Kaap nog nie veel kon floreer het nie. En as daar ook nog verder in gedagte gehou word dat 'n besonder hoë persentasie van die Kaap se sowat 70 000 Blankes direk of indirek hul bestaan uit die landbou en veeteelt gemaak het; dat wyn, die vernaamste uitvoerproduk, van 'n swak gehalte was en nou moeilik 'n mark gevind het; en dat wol, die enigste potensieel waardevolle grondstof, nog maar in minimale hoeveelhede geproduseer is – wanneer al hierdie omstandighede in ag geneem word, wek dit inderdaad verbasing dat private ondernemingsgees reeds soveel bereik het.[32]

30. C.O. 48/166: no. 16, D'Urban aan Glenelg, 23 April 1836, met bylae, memorie van F. W. de Wet, p. 228 vlg.; Millar, *Plantagenet in S.A.*, pp. 188 en 203. Volgens sy eie getuienis is Edward Parker (later 'n verdediger van die Trekkerlaer te Bloedrivier) deur die invloed van vriende in Engeland as klerk van die resident-magistraat te Port Elizabeth aangestel. Vgl. L.G. 278: dokumente aangaande Parker se aanstelling, optrede en ontslag, 22 Mei–7 Junie 1837, pp. 149–169. Die Setlaar Thomas Philipps vertel dat ene Lawson uit Skotland as resident-magistraat te Grahamstad aangestel is teen £500 per jaar, terwyl plaaslike beamptes karige salarisse kry. Nie alleen was Lawson 'n verharde alkoholis nie, maar volgens Philipps „so odd in his manner at times, that I think he must have been at one time of his life deranged". Kyk Keppel-Jones (red.), *Philipps, 1820 Settler*, pp. 329, 337 (aanhaling) en 341.
31. C.O. 48/166: Confidential, D'Urban aan Glenelg, 2 April 1836, met bylae, J. B. Ebden aan D'Urban, 17 Maart 1836, waarin Ebden as ou Kaapse inwoner kla „the System which has so long obtained of filling all appointments by *Strangers* from home, is calculated to excite general dissatisfaction, as subversive of the hopes, and destructive of the only means, which the Colonists possess, of providing for their families" (p. 36 vlg.). Miskien het die minderwaardige status van die Kolonie daartoe bygedra dat die benaming „koloniaal" al meer deur „Suid-Afrikaans" vervang is.
32. Vir besonderhede kyk die Kaapse Blouboeke en Almanakke op die vooraand van die Groot Trek.

Dat daar nou soveel energie deur die klein groepie Blankes, yl versprei oor honderde vierkante myle aan die suide van die vasteland van Swartmense, geopenbaar is, moet aan 'n aantal gunstige faktore toegeskryf word.

Die Kaapse kapitaliste en koopmanne het na 'n lang ontwikkeling gedurende die sewentiende, die agtiende en die vroeë negentiende eeu nou 'n sterk beherende posisie beklee. Van hulle het verstandige ekonomiese leiding uitgegaan wat in die meeste vertakkings van die maatskappy gesond deurgewerk het. Louter stoflike gewin is nie deur hulle nagestreef nie: 'n sin vir geestelike waardes word in 'n ruime mate onder hul geledere aangetref. Met die verslapping van die Britse outokratiese beheer nadat lord Charles Somerset weg is, tree die private ondernemer flink na vore; en dit is die kapitalis en koopman wat in die eerste instansie beheer uitoefen.[33]

Wie was hierdie kapitaliste en koopmanne? Waar kom hulle vandaan? Hoe is hulle vir hul taak voorberei? Waar het hulle gewoon? Watter omstandighede het hulle geplaas waar hulle was?

Die sewentiende en die vroeë agtiende eeu het reeds hul kapitaliste gehad in Willem van Dieden, Johannes Phijffer, Henning Hüsing en Hendrik Oostwalt Eksteen. Omdat hulle 'n besondere ondernemingsin gehad het en omdat die N.O.I.K. nie sonder 'n private ondernemingsgees kon klaarkom nie, kon hulle kapitaal opbou. Twee dekades na die aanvang van die agtiende eeu was sekere persone reeds kapitaalkragtig genoeg om met skepe ooswaarts te wou vaar, indien die Kompanjie hulle dit wou toelaat.[34] Teen die jare sewentig ontmoet ons talle vermoënde kapitaliste in Kompanjiesdiens (soos Johann Friedrich Kirsten) en daarbuite (soos Martin Melck). Onder die beskerming van die Kompanjiesmonopolie word deur louter private ondernemings aanmerklike fortuine opgebou, waarvan sommige met die protesskrifte van die Kaapse „Patriotte" enigsins in die gedrang kom. Die groep kapitaliste en koopmanne slaag egter daarin om hul bedrywighede nie alleen voort te sit nie, maar ook trans-oseanies na baie van die wêreld se vernaamste stede uit te brei. Hulle kry 'n kosmopolitiese karakter en hulle geledere word verder van oorsee af aangevul. Langs die bovermelde Duitsers kom daar nou by 'n Skandinawiër soos I. Strombom.[35] Net toe hulle einde ten laaste deur die Kompanjie toegelaat word

33. Aangesien daar deur die professionele historikus nog geen stelselmatige, gedetailleerde ondersoek oor die Kaapse koopman en kapitalis gewy is nie, het ek 'n studie daaroor begin uitwerk. Hier word slegs enkele feite gegee. Onder die verspreide studies wat reeds oor aspekte gedoen is, is vermeldingswaardig R. F. M. Immelman, *Men of Good Hope: The romantic story of the Cape Town Chamber of Commerce 1804–1954*, Kaapstad, 1955.

34. A. J. Böeseken e.a. (red.), *Suid-Afrikaanse Argiefstukke: Resolusies van die Politieke Raad*, II, 1670–1680, III, 1681–1707, IV, 1707–1715, V, 1716–1719. Sien die Registers vir die betrokke persone en sake.

35. C. Beyers, *Die Kaapse Patriotte 1779–1795, passim;* Muller, *Johannes Frederik Kirsten oor die toestand van die Kaapkolonie in 1795*, p. 28 vlg.; J. Hoge, „Martin Melck", in *Tydskrif vir Wetenskap en Kuns*, Julie 1934. In onderskepte briewe wat deur die

om met hul eie skepe transoseanies te vaar, sak wakkere Britse kruisers in die jare negentig op hul eiendomme toe en gaan alles verlore.[36]

Baie van hulle was nie ongeneë om deur die oppermagtige Britse vloot beskerm te word nie en het geredelik aansluiting by die nuwe geledere van die koopmanne onder die Eerste Engelse Bestuur gevind. Hulle het dieselfde kosmopolitiese belange en beweeg in dieselfde maatskaplike kringe. Onderlinge huwelike vind dan plaas. Nou word vir die eerste keer benut die besonder voortreflike strategiese ligging van die Kaap op 'n unieke kruising van handelsweë nie alleen om die suidelike kuste van Afrika nie, maar tussen westelike eilande en die Amerikas en die oostelike eilande, die Verre Ooste en Australië, asook tussen Europa en Asië. Soveel as wat oorlogstoestande, beskikbare kapitaal, skepe en bemannings toegelaat het, word hierdie geweste benut. Groot fortuine word gemaak en verloor. Gewetenlose entrepreneurs soos Michael Hogan kom uit Indië na die Kaap en verdwyn na die Verenigde State van Noord-Amerika. Na 1806 verskyn weer nuwe koopmanne en gaan dieselfde tendens voort. Die einde van die Napoleontiese oorloë verminder risiko's en dit maak konsolidasie onder rustiger toestande moontlik.[37]

As gevolg van swaar oorlogsverliese, die waardevermindering van die Kaapse geld, onderbreking van baie van hul oorsese kontakte, nuwe metodes en algemene aanpassingsgebreke, het talle van die ou agtiende-eeuse koopmanne begin uitsak. Hulle plek is ingeneem o.a. deur kapitaalkragtiger en jonger aan-

Britte op Nederlandse skepe buitgemaak is, kry ons flitse van insig in die bedrywighede van die Kaapse koopmans. Vgl. bv. J. F. Kirsten en W. van Rheede van Oudtshoorn se brief aan 'n onbekende korrespondent, gedateer die Kaap, 28 Sept. (?) 1780 in H.C.A. 30/336 (P.R.O.); P. A. Regel aan S. Gestema te Amsterdam, gedateer Hougly in Bengale, 12 Januarie 1781, rapporteer die stuur van goedere na die here Brand en Onkruyt, sy gevolmagtigdes aan die Kaap (H.C.A. 30/349 in P.R.O.). Die stoflike vermoë en sosiale aansien van die Kaapse koopmans word in ander onderskepte briewe aangeraak. Direkteur F. Alewijn van die N.O.I.K. skryf op 20 Nov. 1780 uit Amsterdam aan 'n korrespondent in die Ooste, met verwysing na die ontevrede Kaapse burgers: „Mogelyk zal door het vertrek van een der geene die in den haat is, het gemoed wel wat bedaren maar het is moeijlijk zulke rijke burgers te regeeren" (H.C.A. 30/336). Uit Bengale skryf H. Frantsen op 15 Jan. 1781 aan sy moeder in Breda „aan de Caab komt men in aanzien als in Europa en kunnen Heerlijk leeven" (H.C.A. 30/349).

Interessante lig oor die Van Reenens se handelsbedrywighede aan die Kaap met die Franse word gewerp o.a. deur nos. 123–125 en 158, in C5B5, Le Cap de Bonne-Esperance, Colonies, 1783–1787 (Archives Diplomatiques du Ministêre des Affaires Etrangères, te Parys).

36. Muller, *Vyfhonderd Jaar Suid-Afrikaanse Geskiedenis*, Pretoria en Kaapstad, 1973, pp. 79–80.

37. Muller, *J. F. Kirsten*, pp. 42–45 en 77–80. Lig op Hogan se bedrywighede word gewerp deur dokumente aangaande die vaartuie *Hope, Chance, Harbinger, Sea Nymph, Regulus* en *Harriet*, in H.C.A. 49/23: Cape of G.H., Letts. of Marque (P.R.O.); kyk ook Theal, *R.C.C.*, IV, p. 257; en Verzameling Falck, no. 29, E. Bergh aan O. W. Falck, 30 Okt. 1805 (Aanwinst 1913, 11e Af., Rijksarchief, Den Haag).

komelinge uit Engeland wat spoedig die groot moontlikhede ingesien het wat toestande in en om Suid-Afrika hulle gebied het. By uitstek was hulle nou die skeepseienaars en hulle het oor die geld beskik om die ekonomiese lewe tot veel groter dinge te prikkel. Aan die sy van die nuwere kapitaliste het nog van die oues, soos Hamilton Ross, stewig gestaan. Behalwe enkeles van die ou Hollandse kapitaliste soos die ondernemende Frederick Korsten, het die meeste van die Hollandssprekendes tot tweede- en derderangse kapitaliste uitgesak. En selfs van hulle het in die laaste vyftien jaar voor die Groot Trek nog minder ondernemend geword.[38] Op die vooraand van die Groot Trek was die Kaapse Skiereiland, met Kaapstad (verreweg die grootste stad) en Simonstad en hul aangrensende streke in die weste, en Port Elizabeth, met Uitenhage en Grahamstad en hul aangrensende gebiede, die setels van die vernaamste kapitaliste en koopmanne. 'n Reeks grensdorpe het agter die vinnig groeiende oosgrenshawe Port Elizabeth en noordwaarts na Colesberg ontwikkel. In groot mate was dit te danke aan die verstedeling van baie van die Britse Setlaars dat klein, primitiewe grensdorpies op die vooraand van die Groot Trek so snel bedrywighede op vele terreine van die lewe in hul gekonsentreer het; en dat soveel nuwe grensdorpies begin ontwikkel het. Op hierdie betekenisvolle transformasie van die grensdorp kom ons later in hierdie hoofstuk terug. Tussen die twee uithoeke van die Kolonie, elkeen met sy eie hawens en onmiddellike binnelandse eksploitasiegebiede, het die handelsryk van die Barry-familie om Swellendam gelê, met sy poort deur die mond van die Breërivier.[39]

In geeneen van hierdie drie gebiede het Hollandse kapitaliste as 'n groep 'n prominente rol meer gespeel nie. Die Engelse kapitaliste het weer waardevolle en invloedryke kontakte onderhou en uitgebou met vriende en ook familie onder Britse koopmanne wat hulle bv. in Londen in die *Cape of Good Hope Trade Society* in 1825 georganiseer het. Dat Londen die finansiële sentrum van Europa was en dat die Industriële Revolusie in Brittanje die verste gevorder was, het hulle 'n groot stukrag in Suid-Afrika verleen. Baie van die kusvaarders, en selfs groter skepe, is deur hulle besit. Vandaar dat talle handelsreise na St. Helena en Rio de Janeiro, na Mauritius, Port Natal en die hawens van Portugees-Oos-Afrika deur hulle onderneem is. Kleinhandelaars en smouse wat Suidelike Afrika in alle rigtings deurkruis het, van die Transkei en Zoeloeland, noordwaarts deur die Oosgrensdistrikte na die Transoranje, Wes-Transvaal en Noord-Transvaal – is meestal deur hulle gefinansier en, waar nodig, van krediet voorsien. Dit sou dan volg dat die verwoesting wat die Sesde Oosgrensoorlog in Kafferland gesaai het, ook groot verliese aan die kapitaliste sou berokken; dat enige onvriendelike daad deur Shaka hulle winste sou verminder;

38. Immelman, *Men of Good Hope*, pp. 14–42; J. C. Chase, *Old Times and odd Corners* [F. Korsten], herdruk, Port Elizabeth, 1969.
39. A. P. Buirski, *The Barry's and the Overberg* (ongep. M.A.-verh., Univ. van Stellenbosch, 1952) en E. H. Burrows, *Overberg Outspan*, Kaapstad, 1952.

en dat wanneer Moselikatse se impies handelaars in die verre noorde aanval of bedreig, hulle moontlik verliese sou moes dra.[40]

Sodra dit enigsins deur regeringsbeleid moontlik gemaak word, sou die kapitalis die stigting van meer moderne finansiële instellings soos banke en assuransiemaatskappye in die groter sentra van die Kaapkolonie ywerig bevorder. Krediet sou nou meer geredelik beskikbaar wees onder meer vir die ondernemings van die entrepreneur en vir die aankoop van grenseiendomme wat met die ontstaan van die Groot Trek op die mark sou kom. Alte bewus van sy eie belangrikheid vir sy land, is dit die koopman en die kapitalis wat op 'n groter aandeel vir hulself in die bestuur van hul land aandring. Dit is hulle wat 'n vrye pers nastrewe, o.a. om meer handelsnuus beskikbaar te stel en om *hulle* belange as die belange van hul land te bepleit. Dit is hulle wat hul seuns wat hulle in hul firmas moet opvolg, 'n goeie opvoeding wil gee, en minstens 'n deel van die tyd in die Kaapkolonie self. Vir beter Kaapse onderwysgeriewe beywer hulle hulself dus. Dit pas hul sosiale status en hulle voel as leiers die verantwoordelikheid om die toon aan te gee in Kaapse liefdadigheids- en humanitêre verenigings.[41]

Nog 'n gunstige faktor wat die klein Blanke bevolking in Suid-Afrika tot veel groter daadkrag aangespoor het, was die koms in 1820 van die Britse Setlaars. Daarmee is 'n splinternuwe element op 'n strategies betekenisvolle kol in die suidooste van Suid-Afrika ingevoer: sowat 4 000 Engelssprekende boere. Weliswaar het baie van hulle later na dorpe soos Grahamstad en Port Elizabeth verhuis, maar dit het tog gelei tot die vestiging van 'n vaste Engelssprekende landelike bevolking wat ekonomies veel vir die Kolonie sou beteken. Hoewel daar nog min ondertrouery was, was daar 'n toenemende toenadering van Afrikaans- en Engelssprekendes. Op die platteland (behalwe in Albanie, die Setlaarsdistrik, self) het al hoe meer Setlaars Hollands begin leer en is van hulle algaande in die Afrikaanssprekende gemeenskap opgeneem. By gebrek aan ander kerkgeriewe het hulle noodgedwonge lede geword van die Hollandse Kerk, waar die aanstelling van Skotse predikante hulle des te gouer laat tuis voel het. In die stedelike (of dorpse) en buitestedelike gemeenskappe van Grahamstad en Port Elizabeth in die ooste, en die Kaapse Skiereiland in die weste, het die teenoorgestelde plaasgevind. Daar is Afrikaanssprekendes al hoe meer in Engelssprekende gemeenskappe opgeneem. Ouere Afrikaanssprekendes met hul stywe en onidiomatiese Engels het toegang begin kry tot Engelse maatskaplike kringe by formele geleenthede, soos amptelike onthale, en ontspanningsgeleenthede, soos perderesies. Kinders van Afrikaanssprekendes is daar meer dikwels na Engelse skole gestuur, waar hulle vlotter en beter Engels leer

40. C.O. 48/170: H. Maynard aan Glenelg, 5 Jan. 1836 (P.R.O.); Immelman, *Men of Good Hope*, p. 58 vlg.

41. C.O. 48/159: T. Phillips aan Hay, 1 Des. 1834, met o.a. bylae, resolusies deur Kaapse koopmans, 19 Nov. 1834, pp. 273–286. Kyk ook E. H. D. Arndt, *Banking and Currency Development in S.A.*, Kaapstad en Johannesburg, 1928, p. 197 vlg.

praat het. So is die weg voorberei vir jonger Afrikaanssprekendes om later met Engelssprekendes te trou en ook deur besigheidsaangeleenthede weer bedrywiger te begin word in die bevordering van die gemeenskaplike welvaart van hulle land.

Sowel in die stedelike as buitestedelike komplekse as in die afgeleë, uitgestrekte plattelandse distrikte met hul geïsoleerde dorpe het Afrikaans- en Engelssprekendes begin saamvoel en saamwerk. Saam het hulle nuwe maatskappye en verenigings op die vooraand van die Voortrek gestig; saam die baie en ernstige boerderyprobleme probeer oplos; saam in Oosgrensoorloë geveg; en saam vertoë gerig om 'n beter en veiliger grenslewe en grensskikking te skep.[42]

Dit was veral Engelssprekende winkeliers, handelaars en smouse wat die Oosgrensdistrikte, vanaf Olifantshoek tot by plase op die walle van die Oranjerivier, van die nodige ware voorsien het. Dit was hulle wat die florerende handelsverkeer in afgeleë streke onder die Xhosas geopen het, en dit na die verre Zoeloeland gevoer het, na die Bastergemeenskappe en inboorlinge in die Transoranje en die uithoeke van die Wes- en Noord-Transvaal uitgebrei het. As kleinhandelaars was hulle verantwoordelik vir die verspreiding van Westerse ware – aangekoop hoofsaaklik van Britse groothandelaars in die koloniale kusstede en vanuit Groot-Brittanje – onder die afgeleë boer en nog meer afgeleë sendeling en inboorling. Somtyds was hul winste groot (veral as hulle bereid was om wapens vir ivoor in te ruil); en soms was hul verliese groot, soos wanneer Xhosa-hoofde, Moselikatse of Shaka op hulle toegeslaan het. Onder die grensboere het hulle maklik beweeg. Hulle was 'n vername bron van nuus aangaande gerugte en gebeure, sowel uit die hoëre amptelike kringe aan die Kaap, as aan die voet van die verste bergreeks en oewers van die mees afgeleë meer en rivier. Oor rapporte aangaande wat in die ontvangskamer van *Government House* gesê sou gewees het, sou hulle kon kommentaar lewer, skynbaar met ewe veel gesag as oor die aanwesigheid van groot troppe olifante, swaar van ivoor, oor onbekende en interessante wildsoorte, en veeryke inboorlingstamme, wat pas in die binnelande ontdek sou gewees het. Binnelandse roetes sou hul met primitiewe sketse kon verduidelik. Met die sendeling het die smous en die handelaar saamgewerk en ook gebots. Dit was die stoflike fasette van dieselfde Westerse beskawing wat die handelaar aan die inboorling gebring het. Somtyds het die sendeling dié pogings goedgekeur en aangemoedig. Wanneer die handelaar egter sy beste winste in die hoër ruilwaarde van brandewyn, gewere, lood en kruit gesoek het, dan het die sendeling hom gewoonlik teengestaan.

Die reisende handelaar was allermins 'n spesialis: hy sou ook kon ageer

42. A. F. Hattersley, *An illustrated Social History of South Africa*, Kaapstad, 1969, p. 84 vlg.; A. Dreyer, *Gedenkboek van die Nederduitse Gereformeerde Kerk Somerset-Oos*, Kaapstad, 1935, pp. 7–8 (vir Robert Hart se rol in die Hollandse Kerk); *G.T.J.*, 27 April en 1 Junie 1832, vir Afrikanerboere se deelname aan die „Albany Races" te Grahamstad.

as jagter en ontdekkingsreisiger, soms as natuurwetenskaplike en skrywer, en desnoods as agent.[43]

Daar was nie ruimte vir spesialisasie in die, vir daardie tyd, onbeperkte binnelande van Suidelike Afrika nie. Die groot afgeleë ruimtes sonder, of met min, regeringsbeheer was aan die een kant 'n belemmering, maar aan die ander kant was dit ook 'n gunstige faktor wanneer, deur 'n oordeelkundige benutting van vergesigte, bykans onbeperkte handels- en ander ekonomiese voordele geopen sou kon word. Die soektog na minerale en edelgesteentes wat uit die sewentiende en agtiende eeue teruggevoer kan word, het nog nie doodgeloop nie: immer het 'n skat uit die onbekende gewink. Ywerige prospekteerders het aangehou soek.

Die bewoning van die oostelike en noordoostelike distrikte deur die Trekboer het strategiese basisse vir togte na die diepere binnelande verskaf. Vanuit Uitenhage en Grahamstad oor Graaff-Reinet en aangrensende nuwere grensdorpe kon vooruitgeskowe basisse benut word om verre ossewatogte na Transoranje en Transvaal te onderneem. En vanuit die mees oostelike hawe, Port Elizabeth, kon Port Natal en Delagoabaai per kusvaarder binne 'n paar weke opgesoek word; van daar kon die betreklik digbevolkte suidoostelike streke van Suidelike Afrika ten beste ekonomies geëksploiteer word.[44]

Alhoewel die groot landbou- en veeteeltdistrikte op die Oosgrens soos Uitenhage, Albanie, Somerset en Graaff-Reinet gekenmerk word deur die gebruik van primitiewe landboumetodes en ekstensiewe veeboerdery, het dit tog 'n kerngebied van die Westerse beskawing verteenwoordig. Die stewige vestiging van die Afrikaner-grensboere in daardie distrikte het basisse gebied vir ander ekonomiese bedrywe wat daardeur gevoed is. Kumulatief het alles bygedra tot die sosiale en kulturele ontwikkeling van hierdie streke. Daarom is dit nie *te* merkwaardig nie dat die heel eerste poging onder boere om hulle te organiseer en hulle gemeenskaplike belange te beskerm en te bevorder, soos bv. in die stigting van landbougenootskappe, in 1824 in die grensdistrik Graaff-Reinet plaasgevind het. Alle vertakkinge van die boerdery moes volgens die Genootskap bevorder word; maar die verbetering van die veerasse het besondere aandag geniet. Wolskaapteelt moes by uitstek aangemoedig word. Slegs twee jaar later volg die grensboere van Somerset(-Oos) en Uitenhage Graaff-Reinet se voorbeeld. Eers daarna kom die stigting van landbougenootskappe in die westelike distrikte aan die beurt. Onder die Oosgrensboere het 'n progressiewe gees dus vaardig begin word, in so 'n mate dat hulle hul redelik spoedig by

43. Muller in „Robert Scoon, 'n Vroeë Suid-Afrikaner" (in *S.A.H.J.*, 4 Nov. 1972) ontleed, benewens die rol van Scoon, ook aspekte van loopbane van William McLuckie en David Hume as reisende handelaars in die binneland. Hul verhouding tot Britse groothandelaars, soos Benjamin Norden, word aangeraak; asook dié tot sendelinge, soos Robert Moffat, en tot die Britse regering.

44. *G.T.J.*, 28 Maart, 23 Mei, 27 Junie en 4 Julie 1833; *S.A.B.W.*, I, pp. 620–622; L. Herrman, *A History of the Jews in S.A.*, pp. 102 en 109–111.

die vroeë inwerking van die Industriële Revolusie op die Kolonie sou kon aanpas.[45]

Dat die inwerking van die Industriële Revolusie op die Kaapkolonie juis sowat 'n dekade vóór die aanvang van die Groot Trek gevoel is, is nog 'n gunstige faktor wat glad nie genoeg aandag geniet het nie. Die invloed van die Industriële Revolusie het geensins tot Kaapstad en die vernaamste dorpe beperk gebly nie, maar ook na die platteland, en tewens die grensdistrikte, uitgebrei.

In 1825 het die verskyning van die *Enterprise* in Kaapse waters reeds die mag van stoomkrag vertoon. Teen 1836 is die *Cape of Good Hope Steam Navigation Company* gestig om stoomkrag in die Suid-Afrikaanse kusvaart aan te wend. Die *Hope*, die maatskappy se eerste stoomskip, het eers twee jaar later in die Kaap aangekom, en vyftien maande daarna met sy skipbreuk die maatskappy se eerste poging verongeluk. In 1831 is stoomkrag ook op land vir die maal van meel en die saag van hout aangewend. Tot dusver was perdekrag, waterkrag en windmeulens aangewend om graan te maal en dit sou ook nog jare lank gebruik word. Met die gestadige toename in wolproduksie is reeds in 1829 in Bathurst masjinerie geïnstalleer vir die weef van komberse en growwe materiale. Produksie het die volgende jaar in alle erns begin; maar probleme in verband met die aanwending van kapitaal en arbeid het so gerem dat dit nie lonend was nie. Ook met wol as grondstof is hoedemaak-industrieë op verskeie plekke in die Kolonie opgerig. Die betekenis van wol is op hierdie wyse pertinent onder die aandag gebring en die plaaslike mark daarvoor is langsamerhand vergroot. Daarbenewens word steeds meer wol vir die groeiende uitvoermark by die progressiewe Britse wewerye geproduseer sodat wol die belofte inhou om 'n betekenisvolle uitvoerproduk te word.[46]

In die politieke sfeer het ondernemingsgees uit toesprake, briewe en koerante gestraal, maar is nie veel praktiese resultate getoon nie. Die ekonomiese sfeer word weer deur 'n bruisende daadkrag gekenmerk. Die talle idees wat op die vooraand van die Groot Trek ontstaan het, word dikwels in dade omgesit. Dit is hier waar die saamwoon van die meerderheid Afrikaans- en minderheid Engelssprekende Blankes skynbaar as 'n prikkel gedien het om in noue samewerking hul land se stoflike welvaart te bevorder: die een oorwegend as boer op die platteland en die ander steeds sterker as kapitalis, koopman, handelaar, winkelier, professionele persoon, amptenaar en agent. In same- en wisselwerking is heelwat opbouends verrig wat nie so gou en so maklik alleen tot stand gebring kon geword het nie. Onder Afrikaners wat hulle reeds aktief in dorpe

45. H. B. Thom, *Die Geskiedenis van die Skaapboerdery in S.A.*, Amsterdam, 1936, pp. 68–70; *S.A. Com. Adv.*, 30 Nov. 1831.

46. *S.A. Com. Adv.*, 5 Okt. en 23 Nov. 1831; M. Murray, *Ships and South Africa*, Londen, 1933, pp. 1–5 en 11–12. Kyk ook T. Waghorn, *Documents and Papers relative to Steam Communication to India via Cape of Good Hope*, Kalkutta, 1830, pamflet ingesluit in no. 33, T. Waghorn aan kol. Bell, 20 Julie 1830, C.O. 251: Letts. Rec. from Foreign Governments, Consuls and Agents, 1825–1840.

laat geld het, tel Piet Retief (veral in Uitenhage en Grahamstad), die Zietsmans (in Uitenhage), Gert Maritz en J. N. Boshof (albei in Graaff-Reinet). Hul deelname aan dorpsbedrywighede sou as uitstekende voorbereiding dien vir die verantwoordelikhede wat so min Voortrekkers later in hul eie republiek sou kon aanvaar. Op en om 'n kerkplaas soos Olifantshoek (waar die kern van sy eerste geboutjies geleidelik in die dorp Alexandria sou ontwikkel) vind ons ook die vaardige pen van Johan Bernhard Rudolph doenig – sowel in Hollands as Engels – om allerhande stukke vir Afrikanerboere en Setlaars op te stel. Ook sy netjiese handskrif sou later in die dokumente van die Republiek Natalia aangetref word, veral nadat hy Gert Maritz as Weesheer opgevolg het.[47]

Verskille wat daar tussen Blankes was, het verdwerg teenoor die verskille tussen hulle en die Nie-Blankes. Die Blankes het geredelik en dikwels saamgestaan om hulle maatskaplike en ekonomiese belange teenoor Nie-Blankes te handhaaf. Ofskoon min van die Engelssprekendes slawebesitters was, was die meeste van hulle dienshere wat nes die Afrikaanssprekende boer 'n stewige beheer oor hul Nie-Blanke bediendes verlang het. Dit is begryplik, want die oorweldigende meerderheid van die Blanke het ook tot die hoër maatskaplike laag behoort. Die Setlaar van Albanie was nes die Afrikaner-grensboer sterk ten gunste van 'n stewige militêre beheer op die Oosgrens om hom van 'n rustige en veilige boerdery te verseker; dan ook 'n doeltreffende stelsel om geroofde vee gou van die Xhosa terug te kry; en voorts 'n geleidelike ooswaartse grensverskuiwing om meer grond aan Blankes oop te stel. Verreweg die meeste Blankes het in hul houding teenoor die Nie-Blanke in hul gemeenskap of langs hulle, weens hul gemeenskaplike Westerse benadering, basies dieselfde ekonomies-maatskaplike patroon voorgestaan.[48]

Met hierdie patroon van Blanke-produksiebeheer redelik verseker, sou hul land die landbou- en veeteeltprodukte kon lewer waarop sy welvaart gegrondves was. Benewens wol was die duursamer plaasprodukte botter, vet, gesoute vleis en huide. Daar was 'n byna algehele afwesigheid van goeie paaie, en min veilige bergpasse, brûe en ponte. Selfs toe sir Lowry Cole uiteindelik die strategiese pas oor die Hottentots-Hollandberge, van Kaapstad na die Oosgrens, wat na hom genoem is, aanlê, ontvang hy 'n skerp berisping van Downingstraat. Hy sou te veel geld daarop spandeer; alle verbeterings, en selfs afronding, moes dus gestaak word. Weens die swak landverbindinge moes kusvaart vername aanvullende vervoer verskaf. Hawens was egter ook onontwikkeld, met min beskutting en powere landingsgeriewe; en onherbergsame kuste was

47. C.O. 48/162: D'Urban aan Glenelg, 22 Okt. 1835, met bylaes, o.a. Graaff-Reinetse petisie, 13 Aug. 1835, p. 62 vlg.; C.O. 2695: Conf. no. 135, Stockenstrom aan Hoofregeringsekr., Graaff-Reinet, 23 Nov. 1827; Muller, „Karel Landman se Trekgeselskap" (in *Historia*, 1st jg., 2, Okt. 1956, pp. 135–136).

48. Daar moet onthou word dat die Britse Setlaars na Albanie gekom het as grensverdedigers en as grondeienaars. As sodanig het hulle die maatskaplike status van dienshere verkry en by die Afrikanerboere as toonaangewende sosiale groep in die grensgemeenskap ingeskakel. Vgl. L.G. 35: no. 1242, Rubidge aan Hudson, p. 197.

hopeloos ondervoorsien van beveiligingsmiddels soos reddingspanne en vuurtorings. Waar sneller kusvaart algemeen met klein skepies beoefen is, het die risiko egter hoog gebly en die duur van die windaangedrewe reis onseker.[49]

Oorsese handel het nietemin toegeneem, in talle rigtings, maar by uitstek noordwaarts langs die Suidooskus van Afrika. Dit was 'n tyd van vrede en sekuriteit, na die internasionale woelinge van die Revolusionêre en Napoleontiese oorloë, stewig gewaarborg deur die Britse vloot. As gevolg van die uitbreiding van handels- en walvisvaartbelange, het o.a. Franse, Russiese en Deense konsulêre beamptes reeds hul verskyning aan die Kaap gemaak, gevolg deur Amerikaanse en Pruisiese beamptes.[50] Daar was 'n stadige maar sekere toename in die handelsbelangrikheid van Port Elizabeth. Dié hawestad se uitvoer het byvoorbeeld van sowat £33 275 in 1828 tot sowat £64 700 in 1831 aangegroei, maar later weer afgeneem. Gereelde plaaslike markte van groot materiële betekenis vir die Oosgrensgebied is te Port Elizabeth, Uitenhage en by uitstek Grahamstad ingerig. Laasgenoemde dorp was ook die steunpunt van 'n merkwaardig groeiende afset van Westerse ware aan die Xhosa in Kafferland – tot die Sesde Oosgrensoorlog dit tydelik beëindig het.[51] Maar winsgewende kontrakte vir die lewering van allerlei voorrade aan die troepe in die oorlog het veel gedoen om geld in die ekonomiese are terug te pomp. Met die uitbetaling van slawevergoedingsgelde ook nou in die vooruitsig gestel, sou daar met die beskikbare kapitaal 'n vloeibaarheid en mobiliteit in die Kaapse ekonomiese lewe bespeur word. Op die vooraand van die Groot Trek is dus 'n nuwe fase in die Kaapse ekonomiese ontwikkeling ingelui.[52]

Met kwaai prysskommelings was daar groter risiko's vir die onbeholpe ondernemer, maar tegelyk vir die wakker ondernemer ook veel groter geleenthede. Verdere aansporings sou die finale stoot aan 'n werklik grootskaalse ekonomiese ontwikkeling gee. Die geleentheid wat net voor die deur was, was om geruïneerde Oosgrens- en Trekkerplase goedkoop op te koop, wat daarna vinnig in waarde sou appresieer en, as oorsaak en as gevolg, die groeiende wolproduksie tot nog groter hoogtes sou opstoot.[53] Suid-Afrika was reeds ekonomies aan die beweeg, toe die begin van die Groot Trek sou help om die laaste

49. G.H. 23/9: no. 22, Cole aan Murray, 10 Feb. 1831, pp. 391–398; Immelman, *Men of Good Hope*, pp. 158–159.
50. C.O. 251: Letts. Rec. from Foreign Governments, Consuls and Agents, 1825–1840, o.a. nos. 24, 41 en 97; G.H. 23/9: no. 4, Cole aan Murray, 4 Jan. 1831, pp. 341–342.
51. Ay. 8/77: G. E. Joseph en 11 ander gelisensieerde handelaars aan landdros Dundas, Grahamstad, 13 Maart 1826; Ay. 8/81: J. Collett aan D. Moodie, 26 Feb. 1830, alles ongenommer; Collector of Customs, Port Elizabeth, Govt. Letts. Rec., 1831–1840, Field aan Francis, 31 Okt. 1834 (K.A.); *C. of G. Hope Literary Gazette*, V, 1, Januarie 1835, pp. 27–29 (J. C. Chase se artikel „The Late Caffre Trade").
52. Vgl. B. J. Liebenberg, *Die Vrystelling van die Slawe in die Kaapkolonie en die Implikasies daarvan* (ongep. M.A.-verh., U.O.V.S., 1959, Hoofstukke IX en X); G. B. Crankshaw, *The Diary of C. L. Stretch* (ongep. M.A.-verh., Rhodes-Univ., 1960), p. 342.
53. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 95 en 101–102.

reste van ekonomiese verstarring weg te veeg. Winsgewende beleggings in grond in die Kaapse Oosgrensdistrikte sou na Natal verskuif, en ook na Transoranje. Die vloeibaarheid in die ekonomiese lewe sou die nuwe tydperk open van die groot kapitalis met 'n ruim Suid-Afrikaanse blik en fondse wydversprei oor 'n verskeidenheid van ekonomiese bedrywighede. Suidelike Afrika sou hom nie laat inperk nie.

Op kulturele en intellektuele gebiede was daar ook heelwat bedrywigheid voor die Groot Trek, maar nie in dieselfde mate as op ekonomiese en politieke gebiede nie. Hier moet weer eens baie duidelik tussen die verskillende bevolkingsgroepe onderskei word. Daar is reeds gewys op die vername kulturele bydrae wat die handelaars en kapitaliste uit hul stedelike of buitestedelike gebiede gelewer het. Predikante en sendelinge het nie slegs geestelike behoeftes probeer bevredig nie: hulle het gewoonlik deur middel van die literatuur in hul biblioteke, hul lesings en geskrifte, 'n ruimer kulturele bydrae gelewer. Dieselfde geld vir lede van ander professies soos mediese dokters, advokate en prokureurs wat, ongeag hul woonplek, draers van kultuur en intellektuele ligpunte in die Kolonie was.

Die kulturele en intellektuele ontwikkeling van die Kolonie was verreweg die sterkste in en om die Kaapse Skiereiland gesentreer, en dan in en om Grahamstad en die nabygeleë Setlaarsdorpies. In dié twee streke was 'n sametrekking van gegoede en ontwikkelde persone met die intellektuele belangstelling, die vrye tyd in 'n rustige atmosfeer, die nodige fasiliteite, die geldelike ondersteuning en die prikkeling van ander intellektuele.[54] Die oudste kultuursentrum, Kaapstad en die ondersteunende Boland, het verreweg die gunstigste kulturele en intellektuele klimaat voorsien en die beste fasiliteite gebied. Die moederstad was 'n kosmopolitiese stad met gevestigde, rustige herewonings waar nie alleen talle Hollands- en Engelstalige intellektuele gewoon het nie, maar waarheen ook veelsydige produkte van die breëre Europese beskawing, soos C. E. Boniface en J. Suasso de Lima, heen gekom het.[55] John Fairbairn, 'n Skotse joernalis en opvoedkundige met 'n wye belangstelling, het hom ook in Kaapstad gevestig.[56] Die moederstad was buitengewoon bevoorreg om sekere geniale en

54. Terwyl die Kaapkolonie besonder yl bewoon was, het die twee streke die enigste noemenswaardige bevolkingskonsentrasie bevat. Kyk die Cape of Good Hope Bluebooks vir die betrokke jare en G.H. 28/15: Table exhibiting a return of the Population of the Colony . . . , pp. 609–610. Vir insiggewende besonderhede oor die bestelling van oorsese tydskrifte, koerante en boeke deur G. Greig, sien Greig aan R. Godlonton, Kaapstad, 29 Mei 1829, alles ongenommer, in Ay. 8/80: Papers received from Misc. private individuals and bodies, 1829.

55. J. Bouws, *Die Musieklewe van Kaapstad 1800–1850 . . .*, Kaapstad en Amsterdam, 1966, veral pp. 7–11, 35–38, 140–141 en 144–146; F. C. L. Bosman, *Drama en Toneel in Suid-Afrika*, I (*1652–1855*), Kaapstad en Pretoria, 1928, p. 178 vlg.; G. S. Nienaber, *Van Roem tot Selfmoord*, Johannesburg en Pretoria, 1939; *S.A.B.W.*, I, pp. 95–96 en 227–229.

energieke geeste tydelik in die jare kort voor die Groot Trek te kon huisves. Daar was die intellektuele en kulturele reus, die sterrekundige spesialis en geniale algemene wetenskaplike John Herschel, wat hom te Feldhausen in die Kaapse Skiereiland gedurende 1834 tot 1838 vestig. Sy energieke en vorsende gees het nie slegs snags aktief gefunksioneer nie: bedags het hy Kaapse tonele geskets, die Kaapse flora bestudeer en met 'n groepie opvoedkundige hervormers saamgewerk om die hele Kaapse onderwysstruktuur te wysig. Hy bepleit o.a. meer skole met meer praktiese leerplanne onder beheer van 'n heeltydse Superintendent-Generaal van Onderwys. Sy voorstelle dra veel gewig en word uitgevoer.[57] Naas hom arbei sy vriend die koninklike sterrekundige Thomas Maclear, o.a. ook in die grondlegging van die Kaapse weerkunde en die meting van die plaaslike getye; maar hy toon daarby – soos baie intellektuele – 'n wyere belangstelling in die ontleding van rassebetrekkinge en arbeidsprobleme.[58] Dr. Andrew Smith, 'n veelsydige Skotse medikus wat sedert 1825 in Kaapstad gestasioneer was, is as superintendent van die nuutgestigte „The South African Museum" deur lord Charles Somerset aangewys. Uit die ryke verskeidenheid van Suid-Afrikaanse diere- en plantelewe en mineraleskatte is monsters gesistematiseer en uitgestal in die Openbare Biblioteek, wat verder ontwikkel is. In 1826 publiseer Smith die eerste deel van sy *Descriptive Catalogue of the South African Museum* en verklaar in sy „Introduction": „If there is one spot on the surface of the globe better adapted than another for furnishing interesting objects of Natural History to a Public Museum *that spot is* Southern Africa. Nature to it has been liberal beyond all description . . ."[59] Gedurende sy jarelange verblyf aan die Kaap het Smith hom geroepe gevoel om by uitstek die fenomenaal ryke verskeidenheid wilde diere in Suid-Afrika intensief te bestudeer en uitvoerig daaroor te publiseer. Sy belangstelling het ook uitgestrek tot die geskiedenis van die inheemse volke van Afrika waaroor hy op grond van mondelinge inligting en skriftelike bronne gedetailleerde aantekeninge opgestel het. Inderdaad het hy boustowwe versamel om 'n geskiedenis van die Kaapkolonie te skryf.[60]

Voorheen is daar aan die Kaap weens sensorskap en gebrek aan 'n geskikte

56. Vgl. die Pringle-Fairbairn Papers, II (Parlementsbiblioteek, Kaapstad); *S.A.B.W.*, II, pp. 229–231; *S.E.S.A.*, IV, p. 421.

57. W. T. Ferguson en R. F. M. Immelman (reds.), *Sir John Herschel and Education at the Cape 1834–1840*, Kaapstad, 1961; G. Buttmann, *The Shadow of the Telescope: A Biography of John Herschel* (vertaling uit Duits), New York, 1970; D. S. Evans en andere (reds.), *Herschel at the Cape: diaries and correspondence, 1834–1838*, Kaapstad, 1969; „Sir John Herschel at the Cape 1834–1838" (in *Q.B.S.A.L.*, deel XII, 2, Des. 1957, pp. 39–82); *S.E.S.A.*, V, pp. 500–502.

58. Kyk T. Maclear aan redakteur *S.A. Com. Adv.*, 21 Des. [1839], 'n private brief in die Pringle-Fairbairn Papers, II, pp. 198–198 B; Buttmann, *op cit.*, pp. 111–112.

59. Kirby, *Sir Andrew Smith, pp.* 43–65 (aanhaling op p. 58).

60. *Ibid.*, pp. 66–88. Smith se oorspronklike manuskripte is in 14 dele in die Suid-Afrikaanse Museum te Kaapstad bewaar. Vir 'n aanduiding van hul inhoud, kyk *ibid.*, p. 342.

drukpers min gepubliseer. Toe *The South African Commercial Advertiser* in die laat twintigerjare en *De Zuid-Afrikaan* kort daarna as permanente nuusblaaie verskyn het, is 'n groot ommekeer merkbaar. Die in die lewe roep van die *South African Quarterly Journal* in 1829 het 'n wetenskaplike publikasiemedium geskep waarin resultate van intellektuele arbeid in wyere kringe verdere denke kon stimuleer. Dieselfde jaar is ook 'n wetenskaplike vereniging, die „South African Institution", in Kaapstad gestig, wat beoog het om „the geography, natural history and general resources of South Africa" na te vors.[61] *The Cape of Good Hope Literary Gazette* het in 1830 as maandblad in Kaapstad ontstaan onder redaksie van A. J. Jardine, bibliotekaris van die Openbare Biblioteek. Hy het dit beskryf as „devoted exclusively to literature, criticism, science, and the advancement of useful knowledge". Aan die meeste aspekte van die Kaapse lewe is aandag gegee.[62] In die tweemaandelikse *Het Nederduitsch Zuid-Afrikaansch Tydschrift* kon Hollandse lesers vanaf 1824 heelwat kulturele, wetenskaplike en historiese leesstof vind. Die eerste redakteur was die Kaapse predikant ds. Abraham Faure, wat in Engeland en Nederland opgevoed is, maar tog 'n gebore Kapenaar was. In dié tydskrif kon Kaapse kulturele leiers en intellektueles sewentien jaar lank 'n publikasiemedium vind. Die wydbelese ds. Meent Borcherds, die predikant van Stellenbosch, een van die eerste digters van die Kolonie, met 'n kennis van musiek, het vir die eerste keer in die Suid-Afrikaanse geskiedskrywing argivale bronne benut om onder meer 'n geskiedenis van die Europese volksplanting aan die Kaap hierin te skryf. Heelwat opvoedkundige en godsdienstige literatuur verskyn in dié tydskrif, wat ook 'n sterk historiese sin openbaar. Lang gedeeltes uit Jan van Riebeeck se Dagverhaal word gereeld daarin opgeneem; en in die inleiding daarby word verklaar dat, terwyl die geskiedenis van ander volke help om die gees te beskaaf en die verstand te voed, die vaderlandse geskiedenis van veel meer belang is. Die Afrikaanse jeug toon juis hier die grootste onkunde: „Hetgeen hy daarvan weet, heeft de overlevering zeer gebrekkig aan hun medegedeeld".[63] Daar word 'n geskiedenis van Stellenbosch gepubliseer. Reeds in 1824 word afgedruk, in Frans en in Hollands, die „Reglement aan de Fransche Vlugtelingen voorgeschreven toen zy naar de Kaap kwamen" en kort daarna word 'n lang gedig geplaas getiteld „De edelmoedige Zuid-Afrikaan Wolraad Woltemade."[64]

Oor die Nie-Blankes van Suid-Afrika en hul geskiedenis word heelwat geskryf. In die *South African Almanack and Directory* vir 1830, wat ook in

61. A. M. L. Robinson, *None daring to make us afraid*, Kaapstad, 1962; L. H. Meurant, *Sixty Years ago*, Faks.-herdruk, Kaapstad, 1963. Mnr. H. C. Botha het die rol van adv. C. J. Brand o.a. as redakteur van *De Zuid-Afrikaan* beskryf in *Die Rol van Christoffel J. Brand in Suid-Afrika 1820–1854* (ongep. M.A.-verh., Unisa, 1973).
62. *S.E.S.A.*, III, p. 52.
63. *N.Z.A.T.*, I, 2, Mei–Junie 1824, p. 103 vlg. (aanhaling op p. 104).
64. *Ibid.*, I, 3, Julie–Aug. 1824, pp. 185–187, 225–229 en 307–310. Kyk ook *S.E.S.A.*, II, pp. 424–425.

Kaapstad die lig sien, verskyn „Notes on the state of the Aborigines of South Africa, at the time of its discovery, and the transactions between them and the Europeans who visited their shores before Van Riebeeck founded the Colony."[65] Talle temas rakende Nie-Blankes word, soms met heelwat insig, ontleed, soos die kontemporêre studie oor die Katrivier-nedersetting.[66] Die verhouding tussen Blank en Nie-Blank in Suid-Afrika het aanleiding gegee tot aanhoudende dispute en hewige polemieke op die vooraand van die Groot Trek, wat 'n uitgebreide nuusblad-, pamflet- en boekeliteratuur in die lewe geroep het. Tussen *De Zuid-Afrikaan* en *The South African Commercial Advertiser* het dit veral fel gewoed. Die Blanke intellektuele was deeglik bewus van die problematiese teenwoordigheid van die Nie-Blanke in en om die kolonie aan die suidpunt van Afrika.[67]

Heelwat filantropiese en humanitêre verenigings het nou in Kaapstad ontstaan: die „Bible Union" (1818), die „Ladies' Benevolent Society" (1820), die „Philanthropic Society" (1828), die „Saint Andrew's Friendly Society" (1830), die „Tract and Book Society" (1831) en die „Society for promoting Christian Knowledge". Naas die Suid-Afrikaanse Kollege, wat in 1829 gestig is, is ook 'n aantal ander opvoedkundige inrigtings nou opgerig, soos die „South African Infant School" en „The School of Industry".[68]

Onder Europese invloed het die drama en toneel, asook die musieklewe, in Kaapstad opgebloei. Die moederstad was die strategies geleë tussenhawe tussen Londen en Kalkutta enersyds en tussen Frankryk en die eilande Mauritius en Bourbon andersyds. Deurreisende geselskappe en kunstenaars kon dikwels in Kaapstad optree. Wat uitvoerings van deurreisende kunstenaars betref, was 1833 'n bloeijaar. Komponiste wat oorsee opgelei is, het in Kaapstad musiek geskrywe. Onder die vernaamste was eers die Deen Frederik Carl Lemming en later die bovermelde Fransman Charles Etienne Boniface. Die Hollandse toneel van Kaapstad het weer staatgemaak op gangbare toneelstukke wat in die Nederlande opgevoer is. Heelwat luister is aan die musieklewe in Kaapstad gegee deur professionele Britse militêre musici wat gereeld in die openbaar en ook by offisiële en semi-offisiële geleenthede opgetree het.[69] Talle kortstondige Britse besoekers uit Indië het aanmerklike steun aan die kultuurlewe van Kaapstad verleen en soms 'n intellektuele stimulus daaraan verskaf.[70] Dit was ook in die Kaapstad van 1836 dat J. J. de Kock sy *Verzameling van Hollandsche Liederen*, 'n liederboek sonder melodieë, gepubliseer het.

Sowat 500 myl ooswaarts het Grahamstad en nabygeleë dorpies onder in-

65. Pp. 325–335.
66. *Ibid.*, pp. 233–237.
67. Die Britse filantropiese beleid en sy toepassing is herhaaldelik in hoofartikels bespreek.
68. Vgl. die *S.A. Directory and Almanack* vir 1834, pp. 171–182.
69. J. Bouws, *Die Musieklewe van Kaapstad 1800–1850*, pp. 42–63, 67–72 en 85–96; F. C. L. Bosman, *Drama en Toneel in Suid-Afrika*, I (*1652–1855*), p. 56 vlg.
70. Hattersley, *An illustrated Social History of South Africa*, pp. 90–91 en 153; Bouws, *Die Musieklewe*, pp. 54–63.

vloed van die Setlaars op die vooraand van die Groot Trek 'n kulturele opbloei belewe. Hoewel nog dikwels deur grensonrus geteister, het die Britse kulturele en intellektuele lewe tog in 'n verbasende kort tyd daar stewig wortel geskiet. Opvallend was die Britse argitektoniese styl, die eentalige koerant *The Graham's Town Journal*, die groot verskeidenheid van Engelse kerke en skole, wat sterk draers was van Britse kulturele goedere. Grahamstad en omgewing was 'n sterker gekonsentreerde Britse kulturele en intellektuele sone as dié van die Kaapse Skiereiland, waar kultuurbewuste Afrikaners en hul geesgenote nog sterk verteenwoordig was. Deur sy eie hawe, Port Elizabeth, het produkte van die moederland se kultuur – die boeke, tydskrifte, musiek, kunsafdrukke – die Setlaar se kulturele sone bereik. Langs dieselfde waterweg het oorsese geestestrominge soos Matigheids- en Afskaffersverenigings hulle bereik. Op Grahamstad was 'n goeie biblioteek, die nuutste oorsese boeke en tydskrifte is gereeld te koop aangebied, en musici het daar opgetree. Volgens tipiese Britse sportpatroon, is een of gewoonlik twee keer per jaar perderesies gehou, waarmee intense ander sosiale bedrywighede gepaard gegaan het. By geleentheid is ook skyfskietkompetisies georganiseer waardeur die boerebevolking nog nouer in dorpsbedrywighede betrek is[71]

Dieselfde patroon van kulturele en intellektuele lewe in die Grahamstadse streek word ook, hoewel op 'n meer primitiewe wyse, in ander grensdorpe aangetref. Aangesien daar in die ander dorpies, soos hieronder uitvoeriger aangetoon sal word, gewoonlik slegs 'n handjievol ontwikkelde persone gewoon het, was die kulturele lewe daar oppervlakkiger. Maar die kulturele en intellektuele peil was baie afhanklik van die kaliber van plaaslike toonaangewende persone. Op Glen Lynden in die Baviaansriviervallei het die Skotse digter en joernalis Thomas Pringle vir 'n kulturele hoogtepunt gesorg. Nie alleen het Pringle die Kaapse Oosgrens op die Engelse letterkundige kaart geplaas nie, maar in daardie afgeleë grensoord is in 1830 reeds 'n uitleenbiblioteek van minstens 750 werke opgebou. Dr. F. G. van der Riet meen dat Pringle self baie van die ernstige en didaktiese boeke uitgesoek het volgens die behoeftes van die grensgemeenskap. „It was a library," gaan hy verder, „designed for people to whom education was something just as vital and as difficult of achievement as the crops for which they toiled, and to whom books were a precious link with the cultural heritage which they had left behind them on coming to this

71. In sy hoofartikels, sy Suid-Afrikaanse nuusberigte, sy aanbieding van oorsese nuus, sy korrespondensie, en in sy advertensies weerspieël *The Graham's Town Journal* die Britse kulturele en intellektuele lewe in die oostelike distrikte. Op 9 Okt. 1834 bv. adverteer Meurant en Godlonton boeke, tydskrifte, portrette en skryfbehoeftes wat pas uit Londen aangekom het. Vir die Matigheidsbeweging vgl. Muller, „Die Besoek van die Amerikaanse Oorlogsfregat ‚Potomac'," pp. 52–53 en 59–60.

72. Van der Riet, „An 1820 Settler circulating Library at Glen Lynden . . .", in *S.A. Libraries*, XIX, 4, April 1952, pp. 13–16 (aanhaling op p. 16). Vir Pringle se loopbaan en geskrifte kyk T. Pringle, *Narrative of a residence in South Africa*, Londen, 1840, en *The Poetical Works of Thomas Pringle*, Londen, 1839.

remote frontier settlement in the Eastern Province."[72] Op Graaff-Reinet het die pad- en pasbouer A. G. Bain uit 'n lewendige persoonlike belangstelling in die rotsformasies wat hy op sy omswerwinge aangetref het, in 'n vooraanstaande vroeë kenner van die Suid-Afrikaanse geologie ontwikkel.[73] Te Somerset het die Skotse medikus William Gill sedert 1829 lewenslank daarna gestrewe om natuurwetenskaplike en landboukundige kennis uit te brei, daarby die onderwys te bevorder, en het hy een van die stigters van die „Somerset East Reading Society" (1832) geword.[74]

Op die grensdorpe het Afrikaner-grensboerleiers wat later Voortrekkerleiers geword het, kulturele kontakte gemaak. Daar het hulle gewoonlik hul koerante, tydskrifte en boeke gekry, en daar het hulle die intellektuele wisselwerking ervaar wat hulle dieper laat nadink het oor hul grensprobleme en die groter probleme eie aan Suid-Afrika. Want 'n wyer horison het nou oopgegaan, 'n geografiese ruimte, na die noorde en noordooste; en daarnaas in tydsruimte. Daar is pogings aangewend om hul eie tyd in perspektief van die geskiedenis te sien ten einde dit beter te begryp. Hoe hulle daaroor gedink het en watter soort historiese sin hulle ontwikkel het, weet ons nie. Dit was 'n sombere tyd van skynbaar onoplosbare probleme waarin lesse in die geskiedenis uit hul voorouers se ervarings gesoek is om lig te kry oor watter weë gevind kon word om die haas ondraaglike toestand te probeer verbeter. Luister na 'n ander groep grensboere (waarvan baie dieselfde vanne gehad het as talle grensboere op die vooraand van die Groot Trek) toe hulle 40 jaar tevore ook in 'n krisis verkeer het. Hulle het op 16 April 1795 aan Sluysken oor die geskiedenis van die toenmalige Oosgrens geskrywe: „Is er ooyt zwaarder straf van God zelve over een land gedrygd als den honger, hoe meenige droevige geschiedenis leverd ons de historien niet uyt, wat voor jammer en elende is er niet uit het sweerd van hongersnood geresen en ontstaan, het is ons genoeg bekend, wij leven niet als de beesten, wy hebben ook liefhebberij voor de oude geschiedenisse om die te doorbladeren en de rampe na te speuren, die onze voorouders getroffen hebben, wat is door den honger en armoed niet al gebeurd; . . ." Hulle voorsien rowerye en 'n bloedbad en voeg by: „zal dat niet ten laatsten de droevigste gevolgen zijn, die ons ooyt de historien op en uit leveren zal – Het is tyd en meer als tyd dat zig een verandering en een verbetering op doet." Dan spreek hulle die hoop uit dat daar „onder den algemene volkstem zal nog wel mannen zijn, die het hijl van land en volk beoogt en ook verbeetering zal aanwijzen dat tot een spoedig herstel van den doelerende burgerstaat zou kunnen gebragt worden –"[75]

Op die Oosgrens op die vooraand van die Groot Trek was daar nòg die tyd

73. A. G. Bain, *Journals of Andrew Geddes Bain* (Lister red.), V.R.V. no. 30, Kaapstad, 1949.

74. *S.E.S.A.*, V, pp. 197–198.

75. V.C. 68: Brieven en Bijlagen van den Commissaris A. J. Sluysken, 3de en 4de deel, pp. 73 en 74. Die geskrif is onderteken o.a. deur Pieter Meyer, Hermanus Potgieter, Willem Prinsloo, de oude, W. seun, Koenraad Frederik Bezuidenhoud, Coenraad de

nòg die geleentheid om geskiedenis te skrywe: die inwoners was onder te intense druk besig met die maak van die geskiedenis om rustig die spore van die verlede te versamel, te verwerk en te beskryf. Hulle intellektuele bedrywighede is aktivisties gerig om ten beste aan te pas by 'n problematiese hede wat 'n beweging noodsaak na 'n hoogs onsekere toekoms.

Die Oosgrensdorp word gekenmerk deur sy isolasie. Hy is halfpad tussen die plaas en die stad, waarvan daar slegs een – Kaapstad – bestaan. Hy lê gewoonlik op 'n strategiese kruising van die weë (wat met die oog op grensverdediging aangelê is), moet self nie onverdedigbaar wees nie en moet genoeg water hê. Verder is hy aangelê in 'n deel van die Oos- of Noordoosgrens wat nog nie 'n dorp het nie. Op die uitgestrektheid van die Oosgrens is dit gewoonlik geen probleem nie: die probleem is dat daar lank nie genoeg dorpe aangelê kon word nie.[76]

Van die sandduine van Port Elizabeth op die kus van die Indiese Oseaan deur die bosse en woude van die kusvlakte strengel die sowat twaalf Oosgrensdorpe deur die Suurveld en oor die kusbergreekse deur die Karoo na die hoë binnelandse plato, waar Colesberg vlak by die Grootrivier lê. Graaff-Reinet (1785) is verreweg die oudste, en is die grootste in die Karoo, maar Grahamstad (1812) groei, as sentrum van 'n digbevolkte Setlaardistrik, verreweg die vinnigste. Port Elizabeth is nog 'n dorpie, maar begin ook reeds as die hawedorp van die Oostelike distrikte vinnig te groei. Dit lê skaars twintig myl van die groter en sterker gevestigde Uitenhage (1804). Verder noord lê Somerset (wat later Somerset-Oos word om hom te onderskei van Somerset-Wes by Valsbaai) en direk noord lê Cradock. Graaff-Reinet, nou nie meer eintlik 'n Oosgrensdorp nie, lê weswaarts van Cradock; terwyl Colesberg 'n hele ent noordwaarts is. Benewens klein Setlaar-nedersettings suid en oos van Grahamstad, lê Fort Beaufort as noordelike vesting suid van die Katberg as bewaker van 'n moeilike, bergagtige seksie van die Oosgrens.[77] Die Katriviernedersetting, wat by wyse van 'n eksperiment in 1829 vir Hottentotte aangelê is, is 'n heel besondere soort nedersetting met gekonsentreerde plasies vir persoonlike bewerking. Daar is etlike duisende Hottentotte en Basters, maar Bantoe-elemente, waarvoor dit nie bedoel is nie, het ook ingekom. Terwyl die Hottentotte daar 'n selfstandige bestaan moet maak as kleinboere, sorg predikante,

Buys, Johannes Hendrik de Lange, J. seun, Evert Frederik Potgieter, F. seun, Frederik Bezuidenhoud, Johannes Abraham Landman en Willem Landman (p. 82).

76. Vgl. Kaart van 1836. Vir die rol van die Nie-Blankes in die grensdorpe, kyk Hoofstuk III.

77. Besonderhede oor die Oosgrensdorpe word in die Kaapse Blouboeke en Almanakke kort voor die Groot Trek gegee. Kyk ook Theal, *R.C.C.*, XIX, pp. 64–67 en 71; XX, p. 401 vlg.; XXV, pp. 130–131 en 230–231; XXVII, p. 357; XXVIII, pp. 334 en 366–367; XXX, pp. 145 en 331; XXXV, p. 81. J. C. Chase behandel aspekte van die ontwikkeling van die grensdorpe in sy *Cape of Good Hope . . .*, pp. 16, 30–31 en 39. Vir dorps- en gemeentelike geskiedenis kyk my Literatuur- en Bronnelys, I (ii).

sendelinge en onderwysers vir hul geestelike en kulturele opheffing.[78] Noord van Cradock en oos van Colesberg is 'n uitgestrekte deel van die Noordoosgrens sonder 'n dorpsentrum.

Op die vooraand van die Groot Trek sou dié gebrek aan 'n administratiewe sentrum sterk gevoel word. Die swakheid in die geweldig uitgestrekte distrik Somerset, wat sowat 200 myl ver tot by die Oranjerivier strek, het tot baie Grensboerklagtes gelei en het die owerheidsbeheer oor dié onrustige grensstreke verswak.[79]

Die grensdorp is 'n administratiewe sentrum met 'n groepie amptenare wat onderhorig is aan hoër amptenare, gewoonlik te Grahamstad of Kaapstad. Die grensdorp is ook 'n verdedigingsentrum, en as sodanig is dit die setel van 'n militêre mag onder Britse offisiere. Gewoonlik is daar 'n afdeling ruitery wat vinnig oor die uitgestrekte omliggende platteland kan beweeg. Die grensdorp is verder 'n godsdienstige en kulturele sentrum, met minstens een predikant en een onderwyser – albei in regeringsdiens. Die beperkte gemeenskap moet op hul beste kragte staatmaak om verskillende soorte vaardighede te beoefen. Vir spesialisasie is daar weinig geleentheid – soos hieronder verder verduidelik sal word.[80] Met inagname van 'n skerp kleurskeidslyn en taalversperrings, wat praktiese probleme oplewer, kan alle lede van die dorpsgemeenskap dieselfde kerk en skool bywoon.[81]

Hoewel 'n kulturele ligsentrum, het die kulturele lig in die grensdorp nooit

78. *The Autobiography of the late Sir Andries Stockenström*, Faks.-ed., Kaapstad, 1964, II, p. 358 vlg.; J. S. Marais, *The Cape Coloured People*, pp. 216–227.

79. Vgl. Hoofstuk V hieronder en Kaart van 1836.

80. Soos in die Amerikaanse Weste, was owerheidsbeheer dikwels ondoeltreffend. Baie het afgehang van die inisiatief, invloed en daadkrag van die amptenaar wat plaaslik in bevel was. Om die heterogene elemente op die grensdorp verstandig te hanteer, het hy die wysheid van 'n Salomo nodig gehad. Hy moes met karige middele die temperament van die grensbewoner reg opsom en regulasies met realisme toepas. Soms is 'n onmoontlike las op een beampte gelê. Waar dieselfde amptenaar bv. hofsittings moes hou, plase moes inspekteer en tegelyk sy distrik doeltreffend administreer, *moes* sekere pligte nagelaat word en ontevredenheid oor vertragings ontstaan. Vgl. bv. L.G. 525: W. R. Thompson en ander memorialiste aan Stockenstrom, Grahamstad, 18 April 1838, met nota van Stockenstrom en bylaes, verslag van W. M. Edge, 24 April 1838, gevolg deur D. Campbell aan D'Urban, 16 Okt. 1835, deur Campbell aan Hudson, 8 Jan. 1836 en 29 Maart 1837, pp. 234–287. Die meeste grensbeamptes was konsensieus en het hul pligte met 'n roepingsbewustheid uitgevoer, wat oorgedra is aan en gedeel is deur veldkommandante en veldkornette. As verteenwoordigers van kerk en staat op die voorposte van die beskawing sou slegs 'n buitengewone sameloop van moeilike omstandighede die bestaande orde, wat die byna chroniese onrus wat sedert die begin van die eeu met moeite opgebou is, in gevaar stel. Vgl. die bespreking van die oorsake van die Groot Trek en die propagering van die Trekgedagte in latere hoofstukke.

81. Vir die kleurskeidslyn in die Uitenhaagse openbare skool, wat 'n gemengde skool nie eens onder dieselfde dak sou duld nie, kyk L.G. 278: no. 115, Van der Riet aan Hudson, 6 Junie 1837, p. 175 vlg. In sendingskole kon Engelstalige Blanke kinders nie tesame met Hollandstalige Gekleurde kinders onderrig word nie.

baie skerp gebrand nie. Daarvoor was die grensdorp te afgesonderd en die lewe daar te aktivisties en prakties ingerig; en sy bestaan soms nog te onseker. In die grensdorpe was in die reël slegs enkele klein biblioteke aanwesig, gewoonlik verbonde aan 'n kerk of skool, òf deur 'n groep private persone, òf deur 'n private individu, ingerig. Die ander boeke (wat nie in 'n Grahamstadse boekwinkel was nie) was in die besit van die predikant, die onderwyser, die sendeling, die mediese dokter, die magistraat, die prokureur of die wetsagent. Op die hele Oosgrens, met sy sowat 'n dosyn dorpe, is slegs 'n enkele dun koerantjie, *The Graham's Town Journal*, eentalig Engels, twee keer per week gepubliseer in die Setlaarstad. Dit het slegs somtyds enkele Hollandstalige advertensies geplaas. Min van die Afrikaner-grensboere kon Engels lees, selfs nie eens die meeste van die veldkommandante en veldkornette nie.[82] Aangesien *De Zuid-Afrikaan* (net soos die Grahamstadse koerant, 'n nuusblad wat twee keer per week verskyn het) en *Het Nederduitsch Zuid-Afrikaansch Tijdschrift* (wat tweemaandeliks die lig gesien het) in verafgeleë Kaapstad verskyn het, het albei eers weke later die grensdorpe bereik. Mettertyd het nuus uit die westelike distrikte en van oorsese lande tot die Oosgrensdorp deurgedring; en so kon sy gemeenskappe tog daarvan kennis neem.[83] Baie van die Afrikaners in die grensdorpe het familie in die westelike distrikte agtergelaat met wie hulle gekorrespondeer het. Daar moet onthou word dat die grensdorp en sy plattelandse omgewing die rigting was waarheen heelwat persone in die vroeë negentiende eeu uit die westelike distrikte beweeg het. Daar was onder meer goedkoper grond, geleenthede om 'n beter bestaan te maak en winkende avonture wat hulle aangetrek het. So het bekende lede van die Retief- en Uys-families ooswaarts verhuis en daar grensboerleiers geword.[84]

Die grensdorp en sy omgewing (die platteland en 'n aantal verspreide kerkplase, wat reeds besig was om as nuwe grensdorpe te ontkiem)[85] word verder gekarakteriseer deur sy selfstandige gees en ongeduld met inmenging in sy sake deur regeringsbeheer vanaf die verafgeleë Kaapstad of die veel nader geleë Grahamstad. Inderdaad, teen die laat agtiende eeu was die oudste grensdorpe, Swellendam en Graaff-Reinet, reeds die setels van opstande teen hul afgeleë regering. Die grensbewoners het meer grensdorpe begeer, maar tegelykertyd

82. In vergelyking met die kulturele ontwikkeling op die grensdorpe van die Verenigde State, was die Kaapse Oosgrensdorpe beslis agterlik. Vgl. R. B. Nye, *The Cultural Life of the New Nation, 1776–1830*, New York, 1963.
83. Hoewel op 'n agterblad in fyn druk geplaas, en minstens vier maande oud, het die Hollandstalige periodieke publikasies tog kontemporêre Europese en Noord-Amerikaanse nuus aan hul lesers opgedis.
84. Vgl. o.a. Piet Retief se private brief, vermoedelik vroeg in 1836 aan sy familie in die westelike distrikte gerig, gepubliseer in *De Meditator* van 15 Mei 1838.
85. Vir die kerkplaas te Olifantshoek, wat in latere jare in die dorp Alexandria sou ontwikkel, raadpleeg Muller, „Veertig Jaar uit die lewe van K. Landman", in *Hist. Studies*, 4de jg., 1, Maart 1943, p. 19 en mev. J. A. S. Oberholster, *Die gemeente Alexandria*, Alexandria, 1954; L.G. 17: C. Bond aan Hudson, 20 Maart 1835, pp. 194–197.

was die dorpe tog in sekere sin die simbool van die grensboer se afhanklikheid van sy owerheid. Vanselfsprekend was daar 'n behoefte aan beter burgerlike administrasie, tesame met meer godsdienstige en militêre fasiliteite. Deurdat die owerheid paaie, passe, brûe en forte na en van die dorpe voorsien en met moeite laat onderhou het, het dit die vervoer en ordelike verspreiding van allerlei benodigdhede uit en na die hawestede verseker.[86] Langs die weë, van die hawens na die verste grensdorpe, is al die basiese benodigdhede vervoer om 'n gemeenskap op Wes-Europese beskawingspatroon in stand te hou: voedsel, kleding, wapens en ammunisie, tesame met die nodige middels om landbou en veeteelt te beoefen. Van oorsee of van die westelike distrikte, het die koopman of groothandelaar die ware ingevoer en aan talle kleinhandelaars, winkeliers of swerwende smouse op die dorpe voorsien. Van daar het die smouse dit verder versprei en het kopers van heinde en ver gekom om op die dorp inkope te doen. Op geskikte plekke is sekere winkeliers deur die owerheid toegelaat om kruithuise in te rig. Uit die kruitmagasyne op die dorpe is dié essensiële artikel voorsien en oor die grensdistrikte versprei. Streng beheer is uitgeoefen oor alle buskruitverkope, asook oor die verkoop van lood en gewere. Omdat wapens en ammunisie lank reeds oorkant die grens sterk in aanvraag was, en gewoonlik gebruik is om waardevolle en besonder gesogte ivoor mee te koop, is streng maatreëls getref dat dit nie sonder permitte in noemenswaardige hoeveelhede oor die grens geneem word nie. Belonings is uitgeloof aan informante as smokkelaars skuldig bevind sou word; berede patrollies is uitgestuur om vermeende oortreders na die grensdorp te begelei om voor die magistraat te verskyn. Op die dorpsmarkte (en by uitstek op dié van Grahamstad) is plaasprodukte tesame met produkte van handelaars se ruilekspedisies en jagtogte te koop aangebied. Afslaers het ook op die dorpe groot hoeveelhede goedere opgeveil. Alle betekenisvolle ekonomiese en finansiële instansies was op die grensdorpe in enkele persone of inrigtings gekonsentreer. In die reël was daar bv. nie aparte bankinstellings en assuransiemaatskappye nie: gewoonlik is deur agentskappe gewerk.[87]

86. In die Kaapse Oosgrensdistrikte was paaie swak en passe moeilik; terwyl daar glad geen waterweë was (soos in Noord-Amerika) om die vervoer aan te vul nie. Dit sou die isolasie van die eensame grensdorp nog lank handhaaf. Wat die Amerikaanse grensstede betref, verklaar R. C. Wade: „The key to this economic growth was transportation. It determined the pattern of settlement, the direction and volume of commerce, and the ease and speed of the occupation of the West." (kyk *The Urban Frontier . . .*, University of Chicago Press, 1967, p. 39). Van die vernaamste paaie in die oostelike streke word aangetoon o.a. in Plan of the North Eastern Frontier of the Cape of G.H. compiled from sketches made in 1822–1824 by Capt. Bonamy. Kyk M3/88, asook M2/133, M2/134 en M3/90 (K.A.). Vgl. ook Kaarte 831 en 832 dekkende dele van die Graaff-Reinetse distrik (K.A.).

87. Vgl. o.a. C.O. 2749: no. 94, P. McRosty aan H. B. Hamilton, 15 Aug. 1834, met bylae; *De Zuid-Afrikaan*, 2 Mei 1834 (hoofartikel). Kyk verder S. D. Neumark, *Economic influences on the South African Frontier 1652–1836*, Stanford Univ. Press, 1957, p. 145 vlg; *G.T.J.*, 5 Sept. 1833. Vir 'n afbeelding van die Grahamstadse dorps-

Op die afgeleë, klein grensdorpe was die lewe vir jong mense baie eensaam en eentonig. Gesinne kon hulle nog in eie kring besig hou, maar alleenlopende kêrels het, behalwe die jag, baie min gereelde ander vermaaklikhede gehad. Pogings is deur ondernemende handelaars en amptenare aangewend om vermake daar te organiseer. Naas jagtogte in die distrik, was perderesies 'n soort vermaak wat baie gewild was. Een of twee keer per jaar is, volgens Britse patroon, byna 'n week lank 'n hele reeks resies, gewoonlik met plaaslike perde, gehou. Perderesies was 'n vername punt van kontak tussen die Afrikanerboer, die vaste dorpsbewoner en die offisier wat tydelik op die dorp geplaas is. Nie slegs is die snelheid en uithouvermoë van hul perde getoets nie, maar ook hul eie vaardigheid as ruiters, of die vaardigheid van 'n bediende of 'n ander daarvoor aangewys, is voor die hele gemeenskap op die proef en ten toon gestel. Gedurende dié week het die opwinding hoog geloop: die grensdorp het lewe gekry. Strawwe wedywering was daar om die pryse deur verskillende instansies belowe en intense belangstelling by die meeste dorpsgenote. Gewoonlik was daar 'n jolige saamkoms in 'n hotel wat tot laat die nag aangehou het. Vir die belangstellende Hottentotte is 'n vark glad geskeer, vet gesmeer en toe losgelaat om gevang en huis toe geneem te word. Behalwe die jaarlikse of halfjaarlikse resies was daar by geleentheid skyfskietkompetisies. Voor almal kon die offisier, die dorpenaar en die boer dan hul vaardigheid met 'n vuurwapen demonstreer. So is die gladde hantering van die perd en die geweer, wat albei op die grens betekenisvol is, periodiek op sportbyeenkomste getoets.[88] Gedurende die lang jaar is verdere plesier en jolyt gesoek op kermisse wat enkele kere op sommige dorpe gehou is – ten spyte van die strengere Skotse Presbiteriaanse predikante, wat hul ook teen perderesies uitgespreek het. Nie slegs private vermanings is geuit nie, maar organiseerders van resies en kermisse (waar daar gedans is) moes soms sonder aansiens des persoons die afkeur van die kansel aanhoor.

Op 13 Desember 1826 rapporteer landdros McKay uit sy kantoor op Somerset aan die Hoofregeringsekretaris te Kaapstad oor ds. Morgan se optrede. „Soon after the arrival of Mr. Morgan at Somerset" – so skryf McKay – „he commenced by having recourse to undue interference in my opinion with innocent amusement – on the Sunday before the Races and the Fair he declaimed very much from the pulpit against the former amusement," wat hy as skan-

mark kyk T. Baines se skildery „Mr. Hume's waggons with Ivory and Skins from the interior of Africa on Grahamstown Market, 1850", in the Albany Museum, Grahamstad. Onder meer is dit afgedruk in *O.H.S.A.*, I, teenoor p. 242. Vir marktoestande op Somerset(-Oos) sien G. E. Joseph se brief aan D. Campbell, Somerset, 24 Jan. 1829, in Ay. 8/80, alles ongenommer.

88. Ay. 8/80: P. R. Marillier aan R. Godlonton, Somerset, 6 Mei 1829, ongenommer: „we are very dull here, with exception of a few lampoons attacking some of our conspicuous characters, some pretty good, others wretched"; *S.A.C.A.*, 16 Mei 1829 (berig oor Uitenhage Races, 21 April 1829); *G.T.J.*, 10 Feb. 1832, 9 Mei 1833, 1 Aug. 1833, 11 Sept. 1834, 9 Junie 1836 en 13 Julie 1837.

dalig en wreed veroordeel het. Gedurende die kermisweek het ds. Morgan, volgens die landdros, „interfered with the amusements of the people in a manner which I do not think can be justified . . ." Daarna het McKay verneem „that Mr. Morgan had taken a very bold and direct step to interfere with the innocent amusements of the place, vizt. by officially visiting several Families and advising such as danced to abstain from partaking of the Sacrament". En die volgende Sondag het ds. Morgan van die preekstoel gesê „'there are in this congregation, those who would serve God and the Devil at the same time' ". McKay kla nou dat hierdie aanmerking o.a. op hom gemik was, „being one of those who encouraged a little innocent society in the place . . ."[89]

Ongetwyfeld was dit op die grensdorp waar die grootste mate van kontak tussen die talle uiteenlopende bevolkingselemente plaasgevind het. Afrikaners en Engelssprekendes het mekaar daar op die bovermelde terreine ontmoet en beter leer ken. Nie alleen het hulle mekaar se taal aangeleer nie, maar hulle het gewoond daaraan geraak om gemeenskaplike probleme te bespreek en te probeer oplos. Probleme was daar genoeg. Die owerheid se beleid teenoor die Nie-Blankes – die Xhosas, die Hottentotte en die nuwe Swart immigrante van oor die grense – het heelwat proteste uitgelok. Die arbeidsvraagstuk was altyd by hulle. Daar was hul strewe na 'n groter mate van selfbestuur, waaroor hulle hul periodiek uitgelaat het. Vergaderings kon somtyds oor sulke onderwerpe belê word en petisies opgestel, onderteken, en na die betrokke instansies deurgestuur word. Aangesien heelwat boere dorpshuise gehad het en die meeste dorpsbewoners ook een of ander tyd 'n plaas besit het, het hulle saamgekom om landbouverenigings op die dorp te stig. Op dié verenigings kon hulle gemeenskaplike belange soos die teel van opregte perde of merino's bespreek.[90]

Dit was ook op die dorp dat die distriksinwoners in 'n gemeenskaplike kerk, wat dikwels die taalgrense oorskry het, kom aanbid het. Met die Nagmaalsviering was daar oor 'n hele paar dae 'n buitengewone konsentrasie van boere op die dorp. Op Saterdae is dan dikwels sake gedoen (maar met die teenkanting van 'n predikant soos ds. Morgan van Somerset); en 'n druk sosiale verkeer het plaasgevind. Op die dorp is dan allerlei kontrakte voor 'n notaris gesluit en dienskontrakte is voor 'n magistraat of sy gemagtigde aangegaan.[91] P. R. Marillier, klerk in die kantoor van die siviele kommissaris van Somerset (-Oos), skryf op 7 Julie 1828 aan 'n amptenaar en vriend te Grahamstad uit sy standplaas: „This place is excedingly (*sic*) dull, a little news from you now

89. C.O. 2683: no. 162, W. M. MacKay aan sir R. Plasket, pp. 5031–5039, met bylaes (aanhalings op pp. 5031–2 en 5034–5; hoofletters gewysig). Uit Dreyer se *Gedenkboek van Ned.-Geref. Kerk Somerset-Oos*, blyk dit dat die landdros en die predikant („'n strenge Puritein") nooit goed gestryk het nie (pp. 18–20). Vgl. ook Somerset-Oos 1/1: Kerkraadsnotule, 1826–1866, dekkende 31 Jan. – 23 Okt. 1826, pp. 1, 3, 6, 7, 9 en 15 (K.K.A.).
90. C.O. 48/162: D'Urban aan Glenelg, 22 Okt. 1835, met bylaes, Graaff-Reinetse petisie, 13 Aug. 1835, p. 62 vlg.; Thom, *Geskiedenis van Skaapboerdery*, pp. 68–70.
91. Somerset-Oos 1/1: Kerkraadsnotule, 1826–1866, 15 Aug. 1826, p. 7 (K.K.A.).

and then if you have any, will be welcome, we seldom even see the Colonist, and never an English newspaper; . . . I have not been able yet to afford a horse, saddle and bridle . . . therefore I have no manner of amusement, *but to be at the office;* there have been during Saturday, yesterday and today many Boers families with their waggons etc. for the Nacht-Maal, which made the place a little gay but they are now all gone".[92]

Talle hofsake is in die magistraatshof of in die rondgaande hof afgehandel. In so 'n klein geïsoleerde gemeenskap het heelwat periodieke twiste ontstaan en heelwat skinderstories rondgegaan. Mense wat met 'n basiese plattelandse uitkyk hulself ietwat onnatuurlik saamgehok gevoel het, sou soms geneig wees om in wrywing saam te lewe. Maar positiewe, konstruktiewe optrede was daar ook. Naas die predikant en die sendeling het lekewerkers aan die kerstening en opvoeding van Hottentotte, Bantoes en Boesmans meegedoen. Matigheids- en Afskaffersverenigings is gestig, nie alleen om die misbruik van sterk drank onder Blankes te bestry nie, maar veral onder die Hottentotte en Basters wat nie uit die kantien kon wegbly nie. Kontemporêre kunstenaars het lewendige uitbeeldings nagelaat van plesierige maar besope Hottentotte, in flenters geklee, wat al hul geld uitgedrink het. Soos reeds in Hoofstuk III aangetoon, kla talle reisigers oor die onbetroubaarheid van die aan drank verslaafde Hottentotte en Basters op die grensdorpe. Soms moet hulle in 'n passiewe toestand soos vrag op die ossewa gelaai word om hulle so gou moontlik uit die versoekinge van die kantien te kry.[93]

Op die grensdorp met sy heterogene bevolking in die kleine, was Afrikaans die algemene omgangstaal, en Nederlands die skryftaal, hoewel Engels in die regeringskantore vinnig besig was om veld te wen. Inkomende briewe van hoër beamptes te Grahamstad en Kaapstad was gewoonlik in Engels, met amptelike kennisgewings in Nederlands en Engels. Die korrespondensie uit die omliggende platteland was in Hollands – 'n vorm êrens tussen Afrikaans en Nederlands – nie slegs van die gewone grensboere nie, maar ook van verreweg die meeste veldkommandante en veldkornette. Die Hollandse briewe en rapporte kon moeilik vertaal word en het die karige beamptekring dikwels grys hare gegee. Soms was 'n oorwerkte beampte verplig om uit sy karige salaris self 'n vertaler te huur. In teenstelling met Engelstalige Grahamstad in die Setlaarsdistrik Albanie, en die verre Kaapstad, waar eentalige Imperiale beamptes gewoonlik gewerk het, was Hollands in die grensdorp op die vooraand van die Groot

92. Ay. 8/79: Papers rec. from misc. private individuals and bodies, 1828, alles ongenommer (hoofletters en punktuasie effens gewysig); vgl. verder S.S.E. 1/1: Minutes of meetings of Landdrost and Heemraden, 1820–1828, Cradock, 2 Julie 1825, alles ongenommer.

93. *S.A.C.A.*, 28 Des. 1831; *Missionary Notices, etc.*, 1835–1837, no. 263, Nov. 1837, joernaal van eerw. R. Giddy, 18 Maart 1837, pp. 559–560; Harris, *Wild Sports* (1963), pp. 9–10 en 23–24; Smith, *Diary*, I, p. 57. Vgl. ook die lang lys illustrasies opgeneem deur R. F. Kennedy in sy *Catalogue of Pictures in the Africana Museum*, V, pp. 183–184.

Trek nog in 'n toonaangewende posisie. Daarsonder kon die Britse owerheid glad nie die grensdorp, en deur hom, die grensdistrik administreer nie. Nieteenstaande angliserende beleidsverklarings reeds jare tevore, is Hollands nog ruimskoots daar gebruik. Vandaar dat 'n mens selfs ou dorpsbewoners soos Piet Retief en Gert Maritz kry wat Engels skynbaar nooit volkome meester word nie. Engels kon hulle verstaan en lees, waarskynlik kon hulle dit ook redelik skryf, maar om 'n ietwat ingewikkelde betoog daarin af te steek – dit sou nie so maklik gaan nie. Dieselfde geld vir Piet Uys, hoewel hy as resiesperdeienaar en as burgeroffisier die vriend van baie Britse offisiere was. Terwyl op die platteland, buitekant Albanie, slegs enkele Engelssprekendes gewoon het, was op die meeste Oosgrensdorpe (selfs van die kleinstes ver op in die Karoo) 'n hele aantal Engelstaliges woonagtig. Baie beroepslui was Engelssprekend, maar hulle kon Afrikaans met hul kliënte praat. Wanneer dit egter by die opstel van dokumente gekom het, het die Engelstalige feitlik altyd die professionele taal gebruik waarmee hy vertroud was.[94]

'n Hele paar jaar voor die Groot Trek is daar reeds tekens dat Engels algaande veld begin wen ten koste van Afrikaans-Hollands; toe die Groot Trek duisende Afrikaners uit die Kolonie noordwaarts voer, sou die posisie van Engels in die Oosgrensdorpe verder bevorder word.

Op die vooraand van die Groot Trek was daar onmin en ontevredenheid onder die groot meerderheid van die bevolkingsgroepe in die Kaapkolonie. Hoofsaaklik, maar glad nie uitsluitlik nie, was dit te wyte aan sekere rigtings wat die Britse beleid ten opsigte van die Kolonie ingeslaan het.

Waar die Kaapkolonie nou in 'n moeilike oorgangsperiode verkeer het, en die Britse owerheid steeds sterk daarna gestrewe het om beheer oor alle sake te behou, word blaam lig, en ten regte of ten onregte, op die regering gelê. Die beleid van die regering om die buitekoloniale bedrywighede van sy onderdane te beperk, is ongewild; want daar lê 'n onbeperkte hinterland oop vir die ondernemer wat geesdriftig noordwaarts kyk na 'n gesonde, aantreklike Hoëveld met grotendeels onbekende, maar ooreenkomstig oeroue Kaapse drome, met bes moontlik enorme moontlikhede.

Wat die Britse beleid ten opsigte van die Afrikaner-grensboer presies was, en hoe laasgenoemde daarteenoor gereageer het, sal ons in detail in die volgende twee hoofstukke naspeur.

94. G.H. 23/13: Conf., Napier aan Russell, 8 Sept. 1841, p. 252; C.O. 2695: Conf., no. 140, Stockenstrom aan Hoofregeringsekr., 30 Nov. 1827, ongenommer; L.G. 270: Ziervogel aan Hudson, 6 Jan. 1841, pp. 5–6; L.G. 277: no. 12, Van der Riet aan Stockenstrom, 26 Sept. 1836, pp. 48–50; N. 158/1: Notarial Acts and Deeds passed before the Notary George Jarvis at Somerset, 1828–1829 (almal in K.A.). Uit Piet Retief se korrespondensie blyk dat hy Hollandse briewe self geskryf het en Engelse briewe gewoonlik net onderteken het. Vgl. o.a. Ay. 8/76A: Retief se briewe van 12 Julie 1825 (p. 234), 26 Sept. 1825 (p. 357); Ay. 8/81: Retief se tender aangaande padreparasies, in Engels, nie in sy handskrif nie, 18 Maart 1830, en Retief aan Campbell, 8 Junie en 7 Julie 1830 (alles ongenommer).

# V Oorsake Van Die Groot Trek[1]

„Only one thing is certain in history, and that is that no historical process, or historical change, has a single cause: all depend not on simple mathematical logic but on a complex chemistry of causes."
H. Trevor-Roper, *The Rise of Christian Europe*, Londen, 1966, p. 113.

„Wey hoop dat syn Edelle heer selfs daar sal oover dink wat die grootste oorsaak is dat ons lants broeders tot soo een verkeerde dwaaling gekoomen is en daar nu soo veel onschuldige bloet door gestort is op die koude aarden . . ."
Memorie deur inwoners van Albanie aan die Luitenant-goewerneur, 1841, p. 64, no. 68, bylae in J. Moore Craig aan waarnemende sekretaris van Luitenant-goewerneur, 1 Okt. 1841, in L.G. 76, in Kaapse Staatsargief.

„. . . if some active measures are not promptly adopted for the better security of this frontier, the English inhabitants will be compelled to follow the example of their Dutch neighbours, and, like them, seek in some remote district, a home, where they may at least have it in their power to protect themselves."
Vowe, Pedlar, McKenzie en andere aan luitenant-goewerneur Hare, uit die buurt van Mancazana en Koonap, 1 Sept. 1840, pp. 141–2, no. 834 in L.G. 535.

Dat baie en uiteenlopende klasse in die meeste dele van die Kolonie in die vroeë jare dertig ernstig ontevrede was met toestande aldaar (wat nie uitsluitlik nie, maar tog in groot mate, aan die Britse beleid te wyte was), het verskeie persone en liggame verbonde aan die Britse regering tot nadenke gestem. Die faktore wat die Britse beleid bepaal het, het egter op so 'n wyse gewerk dat dit vir die Britse owerheid bykans onmoontlik was om enige werklike, grootskaalse verligting te bring. Inteendeel, toestande het steeds vererger totdat dit geskyn het asof 'n groot krisis voor die deur gestaan het. Dat heftige reaksies nie langer sou uitbly nie, was duidelik. Die vraag was nou net waar reaksies die eerste sou uitbars en watter vorm hulle sou aanneem. Die afgeleë Kaapse grensdistrikte was tradisioneel die eerste geneig om 'n versetreaksie in konkrete vorm om te sit. Dit sou weer die geval wees. Daar was minder regeringsbeheer en die mense was selfstandiger, met ook roekeloser elemente onder hulle, wat 'n vonk kon voorsien om 'n ontploffing te veroorsaak. Van die leiers van die grensboere sou dit grotendeels afhang watter vorm die reaksies sou aanneem.

1. Twee betekenisvolle boeke ontmoedig 'n verdere studie van die oorsake van die Groot Trek. Prof. W. M. MacMillan raai in sy tweede, hersiene edisie van *Bantu, Boer and Briton* (Oxford, 1963, p. 21) navorsers af om 'n steriele ontleding van die oorsake te onderneem: die gevolge beskou hy 'n veel vrugbaarder onderwerp. Prof. J. S.

Die vrae wat ons in hierdie hoofstuk moet beantwoord, kan soos volg gestel word: 1. Hoe is die Britse beleid ten opsigte van die Kaapkolonie bepaal en hoe het dit op die verskillende bevolkingsgroepe (en in besonder die Afrikaanssprekende grensboere) ingewerk? 2. Watter reaksie het die bevolkingsgroepe (en in besonder die Afrikaanssprekende grensboere) op die Britse beleid getoon?

Ten einde dié vrae behoorlik te beantwoord, moet die algemene Britse koloniale beleid teenoor sy wêreldryk – waarin die Kaapkolonie slegs 'n onbelangrike steunpunt was – eers ondersoek word. In die breë het daar tot die bepaling van die Britse beleid twee invloede meegewerk: die aard van die Britse koloniale administrasie en die propagering van sekere denkbeelde deur groepe individue.

In die Britse staatsorganisasie was dit veral die „Colonial Office" onder die „Secretary of State for War and Colonies" en die hoof van die vaste „Permanent Under-Secretary" wat 'n vername aandeel in die beleidsvasstelling gehad het. As Staatsdepartement was die „Colonial Office" in mindere of meerdere mate verantwoordelik aan of afhanklik van verskeie liggame, persone en departemente, soos die Kabinet (met sy vernaamste lid, die Eerste Minister), die Koning of Koningin, die Parlement, die „Treasury" (onder die „Chancellor of the Exchequer"), die „War Office", „Admiralty", „Foreign Office" en „Board of Trade". Benewens hierdie komplekse beleidsbepalende masjien in Brittanje, het ook die plaaslike administrasie in die verskillende kolonies 'n rol gespeel in die vorming van die Britse koloniale beleid. 'n Sterk Goewerneur kon met sy hoofbeamptes in 'n afgeleë kolonie 'n diepgaande invloed op die Britse beleid teenoor sy kolonie uitoefen.

Galbraith meen dat die redes waarom die grensboere die Kolonie verlaat het, alreeds mikroskopies ondersoek is (*Reluctant Empire*, Berkeley ens., 1963, p. 177). Die oorsake van die Groot Trek is inderdaad 'n terrein wat herhaalde kere ondersoek en herondersoek is. Skrywer van hierdie werk het self in sy *Die Britse Owerheid en die Groot Trek* (Johannesburg, 1969) 'n betreklik uitvoerige behandeling daarvan aangebied. Sy beskouings in Hoofstukke V en VI is op dieselfde basiese gevolgtrekkings gegrondves as in sy vorige werk, wat vir uitvoeriger behandeling oor sommige aspekte geraadpleeg kan word. Nuwere navorsing en materiaal oor die godsdienstige motief en nasionalisme in die veroorsaking van die Groot Trek het hom egter daartoe gebring om sy beskouinge hieroor in die volgende hoofstuk te heroorweeg, verder uit te bou, en tot 'n rypere sintese te probeer kom.

Vanselfsprekend is die ontleding van sy oorsake 'n onontbeerlike skakel in enige geskiedenis van die Groot Trek. Enersyds verskaf dit 'n terugblik op die geskiedenis van die grensboer vóór die Groot Trek en dien dit as die grensboer se kommentaar daarop toe hy op die punt gestaan het om as Voortrekker die Kolonie te verlaat. Andersyds gee dit 'n vooruitblik in die doelstellings wat die grensboer as Voortrekker positief buite die Kolonie wil nastrewe. In watter mate hierdie doelstellings verwesenlik is, kan weer vasgestel word met die ontleding van die gevolge van die Groot Trek: dit is latere geslagte se kommentaar op die geslaagde verloop al dan nie van die Groot Trek. Oorsake ontwikkel later in gevolge en uit die gevolge moet die betekenis gedistilleer word. Onafskeidelik aan mekaar verbonde, is die een 'n ewe belangrike historiese verskynsel as die ander.

Van die groepe propagandiste wat bygedra het tot die vorming van die Britse koloniale beleid was daar die filantrope, bestaande sowel uit Christene as nie-Christene, sowel sendelinge as lede van humanitêre verenigings. Die vryhandelaars het hulle weer vir die herroeping van die ou beskermende handelswette beywer en hulle teen nuwe koloniale ondernemings uitgespreek. 'n Derde groep was die „Colonial Reformers" wat stelselmatige aandag aan die verskillende aspekte van emigrasie en kolonisasie bepleit het.[2]

Terwyl daar in die enger betekenis van die woord in die eerste helfte van die negentiende eeu nie sonder meer van „beleid" gepraat kan word nie, kan daar tog in 'n wyere sin sekere algemene faktore in die Britse koloniale optrede onderskei word. Daar is 'n „filantropiese faktor", 'n „kommersiële faktor", 'n faktor wat as „imperialisme en ryksbeveiliging" omskryf kan word, en les bes 'n „finansiële faktor". Vanselfsprekend is die vier faktore innig aan mekaar verbonde: ter wille van 'n noukeuriger en indringender studie is dit egter vrugbaar om hulle te probeer isoleer.[3]

Sowat vyftien jaar vóór die Groot Trek het die Britse regering hom met strakker konsentrasie op die kontak tussen Europeaan en inboorling in die binnelande van Suid-Afrika toegespits. Daar was die Blanke, draer van die kragtige Wes-Europese beskawing, in botsing met die Boesman, die Hottentot en die Bantoe. Die eerste twee primitiewe rasse, jagters en pastorale nomade, het die stoflike middele – te wete grond, vee, wild, wilde vrugte en die gebruik van hul eie arbeidskragte – om hulle as selfstandige entiteite te handhaaf, teen dié tyd reeds grotendeels verloor. Die ontstamde Hottentot is op groot skaal in 'n ondergeskikte arbeidsposisie in die Europese gemeenskap ingedwing. Daarenteen het die Bantoebeskawing met sy hoogstaande maatskaplike, godsdienstige, ekonomiese en veral politieke lewe, nog sterk weerstand gebied teen desintegrerende invloede. Die Bantoe wou bv. nog sy eie juridiese opvattings en morele kode probeer handhaaf. Noodwendig moes die teenstrydige opvattings van die Bantoe en die Europeaan tot belangebotsings lei wat deur die magtiger wapens en beter organisasie van die Blanke beslis is.[4]

Die onversoenlike belangebotsings in die Kaapse binnelande het die sende-

2. Vir resente werke oor die Britse staatsorganisasie en koloniale administrasie kyk H. Roseveare, *The Treasury: The evolution of a British institution*, Londen, 1969, en J. W. Cell, *British Colonial Administration in the Mid-Nineteenth Century*, Yale Univ. Press, New Haven, 1970. P. D. Curtin bied 'n radikale hervertolking in sy *The Image of Africa: British Ideas and Action, 1780–1850*, Madison, Wisconsin, 1964, veral op pp. 290–292. Relatief moderne werke oor filantropiese drukgroepe is E. M. Howse, *Saints in Politics: The "Clapham" Sect and the growth of freedom*, Toronto, 1952; R. G. Cowherd, *The Politics of English Dissent: The religious aspects of liberal and humanitarian reform movements from 1815 to 1848*, Londen, 1959.

3. Vgl. Muller, *Die Britse Owerheid en die Groot Trek*, pp. 12–26, waar hierdie aspekte in verdere besonderhede bespreek word. Nieteenstaande Galbraith se betreklik resente hersieningstudie, *Reluctant Empire* (1963), handhaaf ek my gevolgtrekkings in die breë.

4. *Ibid.*, pp. 31–32.

ling-filantroop genoop om vir die verskillende inboorlingrasse en ook die slawe by die Britse koloniale administrasie in die bres te tree. Voor 1828 is aandag veral op die gelykberegtiging van die Hottentotte en Gekleurdes toegespits; tot 1833 is oorweldigende aandag aan die bevryding van die slawe gewy; en daarna is op die beleid ten opsigte van inboorlingstamme buitekant die Kolonie gekonsentreer. Sendingbedrywighede sowel buite as binne die Kolonie het sterk toegeneem. Ou genootskappe soos die „London Missionary Society" en die Wesleyane, en nuwes, soos die Paryse Evangeliese, die Berlynse, die Amerikaanse sendelinge en die „Church Missionary Society",[5] het met mekaar gewedywer om steeds meer afgeleë stasies aan te lê.

Tot sover was die Britse openbare mening vir sy inligting oor Suid-Afrika afhanklik van die werke van Barrow en sy navolgers asook van sendinggeskrifte. Met die verskyning van die Londense sendeling dr. John Philip as geestelike leier van die sendeling-filantrope in Suid-Afrika in 1819, sou veel meer stelselmatige inligting die Britse publiek bereik. Dr. Philip was ongetwyfeld 'n bekwame, vasberade, onverskrokke en geesdriftige propagandis wat veel daartoe sou bydra om effektiewe filantropiese druk op die Britse koloniale administrasie ten opsigte van Suid-Afrika uit te oefen. Na die verbod op slawehandel – so het Philip beweer – het die Kaapse koloniste die Hottentotte op die afgeleë plase buite bereik van regeringsbeheer soos slawe onderdruk. As gevolg van Philip se inisiatief gee die Britse Laerhuis en die Kommissarisse van Ondersoek pertinente aandag aan die toestand van die Hottentotte.[6] Deur die drastiese wysiging van die plaaslike regeringstelsel en die beskerming van die Hottentotte se regte deur die Imperiale Parlement sien Philip die dag nader kom „when the magical power of caste will be broken and all classes of the inhabitants blended into one community".[7] Uit die verslag van die Kommissaris van Ondersoek (September 1826) het die gewig van die filantropiese faktor geblyk: die regterlike magte van die veldkornette is ook inderdaad sterk ingekort en die ou landdros en heemrade het vir goed verdwyn.[8] In 1828 is 'n verdere dubbele filantropiese oorwinning behaal. Philip se propagandaskrif, die *Researches*[9], verskyn en begin die Britse openbare mening sterk beïnvloed. Daarby verseker Ordonnansie No. 50 aan die Hottentot die reg om grond te

5. Hierdie, die jongste genootskap in Suid-Afrika, het aan eerw. F. Owen, wat op pad was na Dingane, op 8 November 1836 'n beskawingsroeping onder die Zoeloes as rigsnoer gegee: „Civilization is the offspring and the handmaid of the Gospel." S. Afr. Mission, Letter Book (Outgoing), vol. I, 1836–1841, CA4/L1, Sekretarisse Jowett en Coates se „Instructions", p. 11 (Church Missionary Society Archives, Londen).
6. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 45–48; Hansard, *Parl. Debates*, 25 Julie 1822, 2de Serie, VII, kol. 1795.
7. Philip se „A Defence of the Hottentots" as bylae tot 'n brief aan Wilberforce en sir J. Brenton, 23 Maart 1824, aangehaal in Macm., *C.C.Q.*, p. 172.
8. Eybers, *Sel. Const. Docs.*, pp. 107–112.
9. *Researches in South Africa; illustrating the civil, moral, and religious condition of the Native Tribes: including journals of the author's Travels in the interior; together*

besit, sy vryheid van beweging en vrystelling van gedwonge arbeid.[10] Ordonnansie No. 49, ook van 1828, het reeds aan buitekoloniale inboorlinge die geleentheid gegee om die Kolonie met passe binne te kom en so beskawingsinvloede te geniet (vgl. Hoofstuk III).

Intussen is in die jare twintig die lot van die Kaapse slawe versag deur middel van 'n hele reeks van regeringsmaatreëls. Om toe te sien dat die slawewetgewing behoorlik uitgevoer word, word in 1826 slawebeskermers ingestel. Deur 'n Imperiale bevel-in-rade van 1830 word vorige slaweregulasies saamgevat en verder bepaal dat elke slawe-eienaar nou ook 'n „punishment record book" moet aanhou. Nog twee jaar later is deur 'n bevel van die Koning-in-rade aan slawebeskermers regterlike en polisiemagte verleen en ook die werkure van die slawe beperk.[11] Onder verdere kragtige filantropiese druk van T. F. Buxton en sy organisasie het die Imperiale Parlement in 1833 besluit om slawerny finaal dwarsdeur die Britse Ryk af te skaf. Daarkragtens sou die sowat 35 745 Kaapse slawe op 1 Desember 1834 ook vrygestel maar nog vier jaar lank by hul here ingeboek word, beskerm deur spesiale magistrate, hoofsaaklik uit Engeland ingevoer.[12] Nieteenstaande 'n sterk besparingsmotief, word nietemin deur die Imperiale owerhede £20 miljoen as vergoeding aan die slawe-eienaars in die Britse Ryk geskenk.[13]

In sy propagering van Britse beskerming oor die buitekoloniale inboorlingstreke het dr. Philip, die grondlegger van die liberalisme in Suid-Afrika, rasseverhoudings in Suidelike Afrika in 'n omvattende denksisteem probeer stel. Hy

*with detailed accounts of the progress of the Christian Missions, exhibiting the influence of Christianity in promoting civilization*, Londen, 1828. Sien ook C.O. 48/152: T. Pringle aan T. F. Buxton, 19 Aug. 1833 (P.R.O.).

10. C.O. 48/151: Wade aan Stanley, 6 Des. 1833 (P.R.O.) en Eybers, *Sel. Const. Docs.*, pp. 26–28. In 1834 sou 'n konsepwetsontwerp teen die landlopery onder filantropiese invloed verwerp word.
11. Theal, *R.C.C.*, XXVI, pp. 468–491 (Ord. van 19 Junie 1826); *I.B.*, no. 8 (1830); *C. of G.H. Gov. Gazette*, 17 Aug. 1832, waar die Bevel-in-rade van 2 Nov. 1831 deur Cole se Proklamasie van 14 Aug. 1832 van krag gemaak word.
12. 3 en 4 Will. IV, Cap. 73. Vir die volledige dokument sien *C. of G.H. Gov. Gazette*, 10 Jan. 1834. Terwyl daar op 31 Desember 1834 39 021 slawe op die Kaapse slaweregister was, het die waardeerders hulle op slegs 35 745 gewaardeer. Kyk B. J. Liebenberg, *Die Vrystelling van die Slawe in die Kaapkolonie en die implikasies daarvan* (ongep. M.A.-verh., U.O.V.S., 1959), pp. 153–154. Volgens *I.B.*, no. 420 (1835), LI, p. 289 was daar in die vroeë jare dertig 38 427 slawe.
13. Uit die toenmalige Staatsekretaris van Kolonies, lord Stanley, se private korrespondensie blyk dit dat die Britse regering van twee kante aangeval is: die ondersteuners van die Wes-Indiese slawe-eienaars (in besit van verreweg die meeste Britse slawe), wat 'n volle vergoeding opeis, en Buxton se filantrope, wat enige vergoeding teenstaan. En dit blyk verder dat, indien die regering op 'n onbevredigende kompromis sou besluit, die twee uiterste vleuels dalk kon saamspan om die maatreël te verwerp en tegelyk met opposisielede kon saamwerk om die regering te laat val. Vgl. Confidential, Stanley aan Earl of Mulgrave, Carlton Gardens, 5 April 1833 en Conf., *ib.* aan *ib.*, Col. Office, 11 Mei 1833 in Lett. Book, 5 April 1833 – 26 Feb. 1834, pp. 1 en 23–24. Derby Papers, Box X18, Knowsley, Prescot, Lancs., Engeland.

het op Britse handelsvoordele gewys, die verligting van die grensverdediging beklemtoon, en besparingsmotiewe sterk na vore gebring. Sowel Philip as die Wesleyaan Boyce het gehoop op die uitbreiding van die Britse gesag tot in die trope as die enigste effektiewe middel om die inboorling te beskerm, te beskaaf en te kersten.[14] Van 1830 het Philip hom begin beywer vir die afskaffing van die kommandostelsel en spoedig sukses behaal. 'n Goed georganiseerde filantropiese perspropaganda het in Engeland verskyn. In November 1833 het Stanley vir D'Urban aangesê om die kommandostelsel finaal te staak en 'n nuwe stelsel te ontwerp. Onder filantropiese invloede is die nuwe sisteem van verdrae met buitekoloniale inboorlinghoofde aanvaar. Oorkant die Kaapse Oosgrens is die sterkste aandag van die filantrope nou gekonsentreer. Vroeg in 1835 het Philip talryke skrifstukke aan die Londense Sendinggenootskap, Buxton, Stephen en Glenelg gestuur.[15] In die Laerhuis het Buxton doeltreffende gebruik gemaak van die argument „that kindness would be far preferable – that it would be far safer, far cheaper, and far more profitable, than coercion."[16] Buxton word as voorsitter van die „Aborigines Committee" aangestel en gedetailleerde getuienis word ontvang en aangehoor. In Desember 1835 verwerp Stanley D'Urban se oosgrensreëlings, die verowerde gebied moet ontruim word, en die ongewilde, ontaktvolle Stockenstrom moet as Luitenant-goewerneur van die oostelike distrikte verdrae met onafhanklike inboorlinghoofde sluit.[17]

Soos hierbo reeds aangetoon, het die handelsbelangrikheid van die Suid-Afrikaanse binneland, veral sedert die koms van die Setlaars, aanmerklik toegeneem. Intussen het die Kaapse Blankes van 43 097 in 1820 ook tot 66 000 in 1832 gegroei. Met die gevolglike toename in produsente en verbruikers het die druk van handelskringe op die Britse koloniale administrasie aangegroei om 'n beleid teenoor Suid-Afrika te volg wat hulle nog verdere kommersiële voordele sou besorg. Soos die filantrope het die handelskringe steeds sterker pleidooie gelewer vir die uitbreiding van Britse beheer na die noorde, noordooste en ooste.[18] Deur middel van *The Graham's Town Journal* het die handelshuise van Maynard, Norton, Thompson en andere dikwels hul saak bepleit. „We have the immense profits to be drawn," lui dit in hierdie koerant

14. Kyk verskillende skrifstukke deur Philip, aangehaal in Macm., *C.C.Q.*, p. 107 en *B.B.B.* (1ste ed.), pp. 119 en 140, asook sy verklaring voor die „Aborigines Committee" in *I.B.*, no. 538 (1836), p. 631. Boyce se idees kan in sy *Notes on South African Affairs from 1834 to 1838*, Londen, 1839, teruggevind word op pp. 193–194. Vgl. ook G.J. Schutte se bespreking van P.H. Kapp se ,,Dr. John Philip: Die grondlegger van Liberalisme in Suid-Afrika'' (Arg.-jrb. vir S.A. Gesk., 48ste jg., 1985, II) in *Zuid-Afrika*, jg. 63, no. 10, Okt. 1986, p. 121.
15. C.O. 48/151: Stanley aan D'Urban, 27 Nov. 1833 en C.O. 48/170: Buxton aan Stephen, 16 Maart 1836 (P.R.O.); Macm., *B.B.B.* (1ste ed.), pp. 111, 119, 120 en 124.
16. Hansard, *Parl. Debates*, XXIX, 3de Serie, 14 Julie 1835, kol. 549.
17. G.H. 1/22: no. 1588, Glenelg aan D'Urban, 26 Des. 1835 en ook *ib.*: no. 1599, *ib.* aan *ib.*, 11 Feb. 1836, met bylae.
18. Muller, *Britse Owerheid*, p. 41.

op 15 Junie 1832, „from inland trade, as well by the manufacturer and merchant of England as by the Colonial Trader, who may here find a station whence he may penetrate to the very heart of the continent." In 1834 word 'n geesdriftige pleidooi aan die Imperiale regering gerig om Port Natal en die aangrensende gebied te beset en 'n bestuur daar in te rig met voldoende militêre mag „for the protection of the trade with that place".[19]

Die grootste gedeelte van die invoer van die Kaapkolonie was van Brittanje afkomstig; die uitvoer van die Kolonie na Brittanje was egter deurgaans veel minder. Slegs één van die vier vernaamste koloniale grondstowwe – tee, suiker, katoen en wol – waaraan Brittanje nou veral behoefte gehad het, is deur die Kolonie gelewer, naamlik wol, maar ook slegs in geringe hoeveelhede. Veral as afsetgebied was die Kaap dus van betekenis en eers daarna as leweransier van grondstowwe. Die kommersiële faktor sluit hier weer nóu aan by die filantropiese: soos die filantroop beklemtoon die koopman ook die inboorling as verbruiker van Britse fabrikate. Lynreg daarteenoor benadruk die kolonis die inboorling as arbeider.[20]

Die faktor wat ons as „imperialisme en ryksbeveiliging" omskryf, raak sedert 1820 die Britse Anglisasiebeleid en sy grensverdediging. Albei beleidsrigtings word nou voortgesit en uitgebrei. „Community of language", skryf Onderregeringsekretaris Ellis aan die Onderstaatsekretaris in 1821, „is the simplest and best security for intimate connection with distant possessions . . ."[21] In opdrag van Bathurst proklameer Somerset in Julie 1822 dat Engels tussen 1823 en 1827 as amptelike taal aan die Kaap ingevoer moet word. Deur twee regsoktrooie is die Engelse juriestelsel ingevoer en is die strafreg, bewysleer en hofprosedure nou hoofsaaklik op Engelse lees geskoei: Engelse resident-magistrate en siviele kommissarisse vervang die Hollandse landdroste en heemrade. En ook wat die geldwese betref, is dieselfde rigting ingeslaan. Britse silwermunte is in 1825 in die Kaapkolonie in omloop gebring, om sodoende 'n silwerskakel met Brittanje te smee.[22]

Naas die konsolidasie van die Britse gesag binnekant die koloniale grense, het die verdediging van dié grense steeds ernstiger aandag geverg. Agter meer uitgebreide grense het Shaka en Dingane se veldtogte jare lank groot beroeringe

19. P. R. Kirby (red.), *Andrew Smith and Natal: Documents relating to the early history of that province*, V.R.V. 36, p. 155.
20. *I.B.*, no. 73 (1831) en no. 300 (1829); Muller, *Britse Owerheid*, p. 42.
21. Theal, *R.C.C.*, XIV, p. 183. Kyk ook Scholtz, *Die Afrikaner en sy Taal* (1ste uitgawe), p. 15.
22. Muller, *Britse Owerheid*, p. 43.

opgewek.[23] Buiteterritoriale buffers is nou op die noord- en die oosgrens opgewerp. Noordwaarts is gepoog om met gebruikmaking van geakkrediteerde agente, handelaars en sendelinge 'n breë gordel van die grensstreke te pasifiseer. Ten einde 'n stewiger buffer op te bou, word in Desember 1834 die bekende verdrag met Andries Waterboer as bondgenoot gesluit; opgevolg, twee jaar later, deur 'n soortgelyke verdrag met Moselikatse, 330 myl noord van die Oranjerivier.[24] Ooswaarts het die snelle opeenvolging van die verdedigingskemas van Somerset, Bourke, Cole, Wade en D'Urban die erns van die verdedigingsprobleem blootgelê. Stanley het D'Urban in 1833 aangesê om „prudent and intelligent men" as agente by die vernaamste grenshoofde te plaas om hulle tot rus en orde aan te maan. Teen die einde van 1835 skryf Glenelg aan D'Urban dat „the only sure defence is to be found in a wise system of border policy. Without this the strongest frontier that nature or art can supply is miserably weak . . ."[25] In ooreenstemming hiermee word D'Urban se Kei-grens vervang deur die 1829-grens. Op die buitekoloniale bufferstroke wat Stockenstrom geskep het deur sy beleid van bondgenootskappe in Desember 1836 aangegaan, word nou vertroue gevestig.[26]

Van drie kante is daar dus druk op die Britse koloniale administrasie uitgeoefen om 'n sterker beleid in die Suid-Afrikaanse binneland te volg: van die kant van die filantrope, van handelskringe en van persone en liggame wat daarna gestreef het om die Britse gesag in die Kolonie hegter te vestig en die koloniale grense beter te beskerm. Dit was die finansiële faktor wat teen hierdie druk weerstand gebied het. Die finansiële toestand van Groot-Brittanje, en ook van die Kaapkolonie, het 'n kragtige besparingsmotief by die Britse regering geskep wat enige sterk Suid-Afrikaanse beleid sorgvuldig laat ondersoek het met die oog op finansiële implikasies. Die werking van die finansiële faktor was gevolglik gedurig op te merk wanneer beslissings oor aksie in die Suid-Afrikaanse binnelande geneem moes word: baie van die beslissings gedurende die vyftien jaar voor die Groot Trek getuig dan ook van kompromisse met die ander drie faktore getref.

23. C.O. 48/125: no. 38, Bourke aan Huskisson, 1 Aug. 1828, pp. 67–69 en no. 43, *ib.* aan *ib.*, 26 Aug. 1828, pp. 155–196, met bylaes (P.R.O.). Aan bewerings dat ander moondhede soos die Verenigde State van Amerika en Frankryk Brits-Suid-Afrika sou bedreig het, het die Britse owerheid weinig aandag gewy. Kyk G.H. 23/11: Conf., D'Urban aan Glenelg, 4 Des. 1835, pp. 156–158. Vgl. ook A. R. Booth, *Americans in South Africa, 1784–1870* (ongep. Ph.D.-proefskrif, Boston Univ., 1964) en K. A. MacKirdy, „The fear of American intervention as a factor in British expansion: Western Australia and Natal" (in *Pacific Historical Review*, XXXV, 2, Mei 1966, pp. 123–139).
24. Muller, *Britse Owerheid*, p. 44.
25. *I.B.*, no. 252 (1835), pp. 64–66 en Bell en Morrell, *S. Docs.*, p. 472 resp.
26. G.H. 23/11: no. 17, D'Urban aan Staatsekretaris, 19 Junie 1835, pp. 126–140 en *I.B.*, no. 279 (1836), pp. 58–73.

Die ekonomiese basis van die Kaapse welvaart was nou relatief armoedig en daar was dus 'n chroniese gebrek aan openbare inkomste. Brittanje was in dié jare nie in staat om finansiële steun te verleen nie; inteendeel, die buitengewoon duur administrasie van Somerset het onder 'n sterk soeklig gekom. Nie alleen is die Imperiale troepemag aan die Kaap van 4 032 tot 2 400 man verminder nie, maar die Kaapse skatkis is aangesê om alle kommissariaatkoste van die garnisoen self te dra. Die bekamping van die gedurige militêre uitgawes ter verdediging van die afgeleë Kaapse Oosgrens blyk nou uit baie maatreëls. Die plasing van die Setlaars in Albanie is een en die aanstelling van die kommissarisse van ondersoek 'n ander. Die eerste moes grensverdediging aanhelp en dus goedkoper maak en die tweede moes voorsorgmaatreëls tref dat duur oorlogsoperasies nie ligtelik onderneem sou word nie. Met die verdere agteruitgang van die Kaapse finansiële toestand sedert 1825 en met die opeenvolging van een Oosgrensoorlog op die ander (steeds met dieselfde uitslag), is daar nie meer soseer gelet op die gevaar wat dit werklik vir die Kolonie ingehou het nie, maar veral op die gedurige uitgawes wat daaruit voortgevloei het. Sedert 1828 is 'n steeds meer drastiese besparingsveldtog in die Kaapkolonie gevolg. Nie slegs is die Goewerneur se salaris uiteindelik gehalveer nie; in die besparingsproses is daartoe oorgegaan om die aantal poste in so 'n mate te verminder, die nuwe poste so te oorlaai met pligte en die bekleërs daarvan sulke lae salarisse toe te sê, dat die koloniale administrasie ernstig daaronder begin ly het. Waar nuwe bronne van inkomste onverkrygbaar was, is dit verstaanbaar. Hierdie besondere werking van die finansiële faktor het egter onvoldoende beheer meegebring oor sowel die koloniste as die inboorlinge in die oostelike grensgebiede, en op sy beurt, ter vermindering van uitgawes daaraan verbonde, het dit gelei tot allerhande wisselende skemas om die vrede tussen hulle te bewaar.[27]

Toe die jare dertig 'n verdere strawwe Imperiale besparingsveldtog inlui, tesame met finansiële beheermaatreëls, word strakke aandag dadelik op militêre uitgawes in die kolonies toegespits. „The strictest economy should be observed," benadruk 'n Parlementêre gekose komitee, „in every branch of the Military Expenditure of the Colonies; and any surplus Revenue that may remain after defraying their Civil Expenses, should . . . be applied to the payment of their Military charges."[28] Die Kaapkolonie was dadelik in die kalklig. Teen 1832 het die Imperiale militêre uitgawes ten behoewe van die Kaapkolonie bykans £100 000 bedra, terwyl daar op die Britse troepemag, wat nou reeds tot 1 778 man verminder was, nie nog verder besuinig kon word nie. Die toevlug is nou geneem tot „new Principles" waarop die Kaapse verdediging in die vervolg gevoer sou moes word.[29] Soos reeds aangedui, het dit beteken die skepping, en instandhouding op die mees ekonomiese wyse van 'n gepasifiseerde en relatief beskaafde gordel rondom die grense, wat as buffer moes

27. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 32–37.
28. *I.B.*, no. 570 (1834), p. iii.
29. *Ibid.*, pp. v en 112.

dien om geldrowende militêre maatreëls uit te skakel. Omdat die kommandostelsel (ook onder invloed van die filantropiese propagandiste) onder die ou stelsel verantwoordelik gehou is vir die swaar Imperiale militêre uitgawes, is die hoop nou op geskikte en goedkoop agente gevestig.[30]

Die reeds kragtige werking van die finansiële faktor is aansienlik versterk toe nog £154 000 aan addisionele uitgawes deur die Sesde Oosgrensoorlog van die Imperiale Tesourie geverg is. Dit was een van die redes waarom Glenelg D'Urban se grensreëling omvergewerp het. „Colonies which it is attempted to maintain in the neighbourhood of savage tribes on any other principles" (dan waarop die verdragstelsel gebaseer was), so spreek Glenelg sy oortuiging uit, „must either be destroyed by that vicinity, or be upheld at a cost utterly disproportionate to their real value."[31] Ontoereikende finansiële middele word nou voorsien, ook vir 'n behoorlike administrasie van die uitgestrekte grensdistrikte. Die gevolge vir die Britse prestige was rampspoedig: veels te groot wyke en distrikte, onbekwame en onwillige beamptes, 'n hoë persentasie onuitgereikte grondbriewe (naas baie onakkurate opmetings), groot vertragings in die uitbetaling van vergoeding vir gelewerde oorlogsvoorrade en in die waardering van slawe. Die veldkornet, die skakel tussen die owerheid en die boer, is dikwels totaal in die duister gehou aangaande die jongste regulasies wat hy moes toepas. Vir die bewaking van die Oosgrens was polisiepatrollies heeltemal ontoereikend. Die toestand het verder meegebring dat die geleenthede waarop die boer verplig was om met sy owerheid in verbinding te tree, buitensporige swaar uitgawes van hom geverg het.[32]

Gesien die ontoereikendheid van die finansiële middele vir die behoorlike administrasie en doeltreffende verdediging van die Kaapkolonie, is dit verstaanbaar dat geen verdere uitbreiding van die Kolonie toegelaat is nie. Teen die finansiële faktor het die filantropiese en kommersiële faktore, imperialisme en ryksbeveiliging nou niks vermag nie. Die Transoranje-trekboere het herhaaldelik tevergeefs gevra dat die Britse gesag daarheen uitgebrei word. Omtrent die anneksasie van Port Natal is oor 'n dekade sterker vertoë gerig deur koopmans en handelskringe asook imperiale stratege. Daar is in een stadium bereken dat slegs 100 man daar benodig sou wees om dit teen die Zoeloes te beskerm. Selfs daartoe was die Britse regering nie bereid nie. Nòg Gardiner se filantropiese vertoë nòg D'Urban se argumente, gebaseer op imperiale oorwegings, kon die Britse koloniale administrasie daartoe beweeg. „His Majesty's Government are so deeply persuaded of the inexpediency of engaging in any scheme of colonisation, or of acquiring any further enlargement of territory in Southern Africa" – so antwoord Glenelg – „that I feel myself precluded from

30. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 37–38.
31. Bell en Morrell, *S. Docs.*, p. 472 (Glenelg aan D'Urban, 26 Des. 1835).
32. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 38–40.

offering any encouragement of the Project."[33] Dit was die kleurlose en onef-fektiewe *Act for the Prevention and Punishment of Offences Committed by His Majesty's Subjects within certain Territories adjacent to the Colony of the Cape of Good Hope*, in 1836 aangeneem deur die Britse Parlement, waar-onder Gardiner as vrederegter na Port Natal moes gaan.[34] Nie met enige ander Britse steun nie. By die aanvang van die Groot Trek illustreer dit die oorwegende krag van die finansiële faktor.

Die samewerking, teenwerking en wisselwerking van al vier die faktore wat ons agter die Britse beleid onderskei het, het bygedra tot die vasstelling van die finale resultate. Dit was die finansiële en filantropiese faktore wat die toon aangegee het; en van die twee was die finansiële faktor per slot van rekening dominerend.

Wat was nou die uitwerking van dié beleid op die Kaapkolonie? Soos reeds aangetoon, is die meeste groepe ernstig geraak deur dié besondere soort beleid. Dit was so ten eerste omdat bykans alle klasse in alle dele van die Kolonie deur die arbeidsprobleme wat deur die Britse beleid veroorsaak is, getref is. En ten tweede was dit die geval omdat die beleid onrus, onsekerheid en onveiligheid in alle Oosgrensdistrikte meegebring het.

Dwarsdeur die Kolonie is Blanke dienshere se beheer oor hul vry gekleurde arbeiders aansienlik verswak. As gevolg van filantropiese druk is deur wetgewing veel meer klem gelê op die persoonlike regte van die gekleurde arbeider as op sy verpligtinge teenoor sy diensheer. Met die groot afstande en min beamptes, was dit dikwels uiters moeilik vir die diensheer om 'n doelbewuste ontduiking van pligte deur sy gekleurde diensnemers van ampsweë te laat straf. 'n Ander vorm van gedwonge arbeid, die ou inboekstelsel, is insgelyks ongunstiger vir die diensheer gemaak. Deur dieselfde filantropiese druk is die beheer van alle slawebesitters oor hul slawe-arbeid tegelyk sterk aan bande gelê. Teen Desember 1834 het slegs ingeboekte arbeiders oorgebly, en vier jaar later sou 'n nuwe groep vrye Nie-Blanke arbeiders in die Kolonie geskep wees. Al hierdie beleidsrigtings het meegewerk om die heersende Kaapse arbeidsgebrek te vererger. Produksie *moes* belemmer word. Dit was veral die boer wat in die maak van 'n behoorlike bestaan getref is.

Die Oosgrensbewoner in die besonder is in gevaar gestel om deur die twee meulstene van die finansiële en filantropiese faktore fyn gemaal te word. Aan die een kant (weens die besparingsmotief) wou die Britse owerheid hom nie met Britse troepe beskerm nie; aan die ander kant (weens die humanitêre motief) wou die Britse regering hom nie langer toelaat om homself met sy beter wapens en organisasievermoë te beskerm nie. Heelwat dorpsbewoners in die

33. C.O. 48/170: Downingstraat aan D'Urban, 29 Maart 1836 (P.R.O.), en kyk verder Muller, *Britse Owerheid*, p. 40.

34. 6 en 7 Will., IV, Cap. 57. Vgl. *I.B.*, no. 471 (1836), vol. I, pp. 537–538 en G.H. 1/23: Desp. Rec., 1836, no. 1661, Glenelg aan D'Urban, 12 Sept. 1836.

oostelike grensdistrikte was, as gevolg van hul plaasbelange, ook betrokke in die plattelandse onveiligheid. Dit was egter die Oosgrensboer, in besonder, wat nie in staat gestel is om onder rustige en veilige toestande 'n behoorlike bestaan te maak nie. En waar die arbeid van sy gekleurde bediende en swart slaaf ook van hom weggeneem is, was die uitwerking van die Britse beleid op hom dubbeld so swaar. Die reaksies van die Oosgrensboere – Afrikaans- en Engelssprekend – is belangrik. Albei is op stoflike en op geestelike gebied byna rampspoedig getref.

Dit was die Afrikaanse grensboer wat deur die Britse beleid in 'n Voortrekker omgeskep sou word. Sy besondere reaksies op die Britse beleid interesseer ons dus in die eerste instansie.

Onder die familielede en afstammelinge van die slagoffers van die Slagtersnek-rebellie is die lot van hul verwante lank na 1815 nog as 'n grief aangevoel. As egter in ag geneem word dat duisende ander grensboere om ander redes verhuis het, was die kringe van hierdie gegriefdes uiters beperk. Ons soek tevergeefs (ook in die stukke van Beaufort-Wes, waar baie van die mense toe gewoon het) na eerstehandse getuienis ter bevestiging dat heelwat gesinne weens herinnerings aan Slagtersnek getrek het. In individuele gevalle, soos van die De Beers en De Klerks, kon dit as prikkel gedien het om te emigreer. Onmiddellik vóór die Groot Trek het die Britse beleid in verband met Slagtersnek nie meer ernstige en wydverspreide ontevredenheid nagelaat nie.[35]

Die Britse Anglisasiebeleid, in die hele Kolonie, soos die gedeeltelike vervanging van die Romeins-Hollandse regskode en regsgebruike deur die Engelse kode en gebruike, die verruil van Hollandse bestuursinstellings soos die landdroste en heemrade deur Engelse resident-magistrate en siviele kommissarisse, en die invoer van Engels in die staatsdiens, skool en kerk, het nie diepgaande ontevredenheid veroorsaak nie. Teen 'n Engelse stelsel as sodanig het die grensboere dit skynbaar nie in die eerste instansie gehad nie. In hulle Republiek Natalia is die Britse juriestelsel juis ingevoer. Getuienis oor Anglisasie as oorsaak van die Groot Trek moet nie oorbeklemtoon word nie. Met die werklikheid dat die Kolonie nog so deur en deur Hollands was dat die owerheid dit onmoontlik gevind het om met sy beperkte fondse sy beleid konsekwent deur te voer, moes terdeë rekening gehou word.[36] Dit geld sy beleid ten opsigte van skool, kerk en algemene landsadministrasie. Daar was ontevredenheid oor Engelstaligheid van skole in grensdorpe, maar die meeste grensboere het hulle kinders in elk geval nie lank laat skoolgaan nie, of het private skoolmeesters ge-

35. Vir meer besonderhede kyk Muller, *Britse Owerheid*, p. 60. Getuienisse van De Klerks en De Beers is afgedruk in Preller, *Vm.*, I, pp. 209 en 215; *Vm.*, IV, p. 121. Nadat ek hierdie gedeelte geskrywe het, het ek prof. C. J. Uys se „Die Bezuidenhout-opstand: 1813/16", 'n manuskrip gedateer 1958, gelees, wat my gevolgtrekkings bevestig (kyk die Uys-biblioteek, Unisa, Pretoria. Vgl. ook Hoofstuk VI). My dank aan dr. J. A. Heese, wat besig was met sy *Slagtersnek en sy Mense*, vir gedagtewisselings hieroor.
36. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 61–62.

bruik.[37] Van die Anglisasiebeleid in die Hollandse Kerk het in die praktyk min tereggekom. In die grensgemeentes het so weinig lidmate Engels geken dat die Skotse predikante self nie gehoor gegee het aan die regeringsinstruksies om hul gemeentelede Engels te help leer nie. Toe die Sinode van 1834 die preek in Engels oorweeg, is die voorwaarde gestel dat dit sou geskied „zonder nadeel aan die Hollandsche gemeente, en met voorafgegane kennis aan den Kerkeraad omtrent het gebruik van het kerkgebouw."[38] Soos regeringsekretaris Bell in 1839 gekla het, het die predikante en kerkrade hulle nie deur die regeringsbeleid laat voorskrywe nie.[39]

Nieteenstaande die verklaarde Anglisasiebeleid, word nog heelwat amptelike stukke tydens die Groot Trek in Hollands gedruk en word briefwisseling deur regeringskantore in dié taal gevoer. Terwyl gedrukte passe aan Nie-Blanke immigrante in die distrik Graaff-Reinet aanvanklik skynbaar in Engels uitgereik is, word teen 1834 ook Hollandse vorms gebruik. Indien die persone wat Ordonnansie No. 49 in die grensadministrasie moet toepas, nie die dokumente wat daarvolgens uitgereik word, kan verstaan nie, stort die immigrasiebeheer in duie. Praktiese oorwegings oorheers in baie gevalle die verklaarde teorie van Anglisasie.[40] Hoe ver die praktyk van die teorie hier verskil het, blyk onder meer uit 'n brief van die eentalige siviele kommissaris van Somerset, P. R.

37. W. S. van der Westhuizen, *Onderwys onder die Algemene Skoolkommissie: die periode 1804–39* (in Arg.-jrb., 16de jrg., II, 1953, pp. 215–224). Kyk verder D. H. Cilliers, *Die Stryd van die Afrikaanssprekende in Kaapland om sy eie Skool (1652–1939)*, Kaapstad, 1953, pp. 36–37.

M.i. was die tekort aan bekwame, tweetalige onderwysers met die te karige salarisse wat aangebied is, 'n opvallend belangrike faktor in die mislukking van die Engelse skole. Weens die swak vergoeding vir veeleisende werk kon geskikte onderwysers nie verkry en behou word nie: daar was afdanking vir die hopeloses en bevordering vir die uitstekendes na ander poste.

38. *De Handelingen . . . der Synoden* (1834), p. 89, aangehaal deur B. Booyens, *Kerk en Staat, 1795–1843* (in Arg.-jrb., 28ste jrg., II, 1965, p. 79).

39. C.O. 5101: Letts. Desp., Bell aan dr. Robertson, 22 Okt. 1839, verwysing deur Booyens, pp. 188–189. Hoe maklik sommige ingevoerde Skotse predikante hulle by hul gemeentes aangepas en self aandadig geword het aan die verydeling van die regeringsbeleid om alle amptelike korrespondensie in Engels te voer, blyk uit die teregwysing deur die Kaapse Regeringsekretaris van die Skotse grenspredikant ds. Colin Fraser oor sy Hollandse briewe. Kol. Bell noteer op Fraser se brief aan homself, gedateer Beaufort, 12 Okt. 1839: „Strange that a Scots parson will insist on sending us *Dutch* documents!" Napier het toe die brief laat terugstuur „to be translated according to rule" (C.O. 485: Consistories, Clergymen and Missionaries, 1839, no. 185). M. Boucher gee 'n verdere voorbeeld uit die Graaff-Reinetse Gemeente in sy *The Frontier and Religion* (in Arg.-jrb., 31ste jrg., II, 1968, p. 19).

40. Vgl. veral die stukke van die Kommissaris-generaal en Luitenant-goewerneur sedert 1827 in die Argiefgroep L.G. in die K.A. Kyk die pasopgawes in C.O. 2742 en C.O. 2749. Veldkornet H. P. Meeding van Tsitsikamma se woorde aan siviele kommissaris Gilfillan te Cradock is tipies van die gemiddelde Hollandstalige beampte: „Neemt myn niet kwalijk dat ik hollands schrijf ik ben onbekwaam Engels te schrijven" (Cradock 8/42: Letts. from Fieldcornets, 1821–1891, ongenommer).

Marillier, aan die Kantoor van die Luitenant-goewerneur, gedateer 24 Oktober 1843: hy is dikwels genoodsaak om van die dienste van 'n tolk gebruik te maak „on occasions of having to communicate in the Dutch language with the Dutch Field Cornets, which is absolutely requisite, although no provision has been made for payment of such service."[41] Uit die geskiedenis van dié aangeleentheid in Somerset blyk dat 'n vorige siviele kommissaris verplig was om uit sy eie sak £25 per jaar vir hierdie dienste te betaal.[42] Uit die siviele kommissaris se kantoor te Uitenhage blyk dat hy die amptelike sirkulêres gedurende 1836–1837 op groot skaal in Hollands aan sy veldkornette stuur. Hy is verplig daartoe, anders word belangrike regeringsinstruksies, bv. ter bekamping van die meeneem van gewese slawe oor die koloniale grense, nie verstaanbaar oorgedra nie.[43] Nieteenstaande die verklaarde Anglisasiebeleid was dit teen Oktober 1841 nog „to an inconvenient degree" praktyk om Hollandse skrifstukke selfs na die Goewerneur te stuur. Vandaar dat in 'n regeringskennisgewing nou 'n aanmaning gepubliseer is dat daar aan vorige amptelike kennisgewings in dié verband nie gehoor gegee is nie. In die vervolg sou stukke wat nie in Engels opgestel is nie, of van 'n Engelse vertaling voorsien is nie, aan die voorleggers teruggestuur word.[44] Die werklike posisie blyk uit 'n vertroulike missive van Napier aan staatsekretaris Russell: „Without the Services of the Field Cornets, the Government of this Colony could not be effectually carried on, and . . . it is not possible to find people to fill these situations who can write and speak the English language . . ."[45]

In hul opgawe van redes waarom hulle verhuis het, wy Voortrekkergetuies self omtrent geen aandag aan die Anglisasiebeleid nie.[46] Soos reeds aangetoon, kon dié beleid nie met krag deurgevoer word nie. Dit het dus in die praktyk nie so 'n mate van gegriefdheid verwek dat dit as 'n vername oorsaak van die Groot Trek beskou kon word nie. Of die Boere die beleid toe nog nie so deeglik deursien het en die implikasies daarvan nog nie begryp het nie, doen nie af van hierdie feit nie.

41. L.G. 272: Letts. Received from C. C. Somerset, 1843, p. 128.
42. L.G. 270: Letts. Received from C. C. Somerset, 1841, Ziervogel aan Hudson, 6 Januarie 1841, pp. 5–6. Vgl. verder L.G. 271: Marillier aan Hudson, 9 Februarie 1842, pp. 11–12.
43. L.G. 277: no. 12, Van der Riet aan Stockenstrom, Uitenhage, 26 Sept. 1836, pp. 48–50. Vgl. ook *ibid.*, no. 47, Van der Riet aan Hudson, 28 Feb. 1837, p. 147 vlg.
44. L.G. 76: no. 68, J. Moore Craig aan Act. Secy. to Lt.-Govr., 1 Okt. 1841, p. 56. Kyk ook „Government Advertisement", 30 Sept. 1841 in *C. of G. H. Govt. Gazette*, 1 en 8 Okt. 1841.
45. G.H. 23/13: Desp. Bk., 1840–'42, 8 Sept. 1841, p. 252.
46. Vgl. egter F. P. van Gass in Preller, *Vm.*, I, p. 53; en L.G. 529: no. 434, pp. 180–181 waar twee boere uit Albanie, A. J. Espag en I. S. Buys, op 23 Mei 1838 aan Napier kla dat hulle dit uiters moeilik vind om hul griewe behoorlik voor te lê „because they are withheld from doing so in the only language which they understand".

Die besondere werking van die finansiële en filantropiese faktore het die Afrikaners op stoflike gebied verarm en geestelik diep aangegryp. Op materiële gebied is hulle getref deur 'n gebrek aan grond, kapitaal en arbeid, asook deur 'n algemene onbestendigheid en onsekerheid van bestaan.

Oor die gebrek aan grond as oorsaak van die Groot Trek het daar tydens die begin van die emigrasie baie uiteenlopende menings ontstaan. Vandag is daaroor nog groot verskil van opinie. Skrywers aan die een uiterste sien dit as die hoofoorsaak van dié beweging: die emigrasie sou plaasgevind het grotendeels omdat die boerebevolking van die Kolonie, wat aan ruim, maklik verkrygbare leningsplase gewoond was, dit nou nie meer binne die koloniale grense kon bekom nie. Skrywers aan die ander uiterste sien weinig direkte verband tussen grondgebrek en die rasegte Voortrekker. Laasgenoemde meen dat die reeds eeue-oue grondhonger geen eintlike verklaring vir die splinternuwe Voortrekker-verskynsel bied nie.

Laat ons die kontemporêre getuienis ondersoek. Die Voortrekkerleier Piet Uys skryf van die Oranjerivier op 7 Augustus 1837 aan D'Urban dat hy met heelwat van die meer as 3 000 Trekkers daar gesels het oor die redes vir hul landverlating. Onder andere rapporteer sy segsmanne: „onse plaatse hebbe wij duur moete late op mete en foor een klijne plaats (moes ons) van feertig tot twe hondert rijkdaalders rekognietrie(sic)" betaal.[47] Omtrent 'n noordelike distrik kry ons die volgende berig in Oktober 1836 van C. Hattingh uit Agter-Sneeuwberg toe hy aan die Luitenant-goewerneur rapporteer dat 70 waens die Oranje deur is: „Zy zeggen dat hunne plaatsen te duur zyn getaxeert. Klyn zwakke vonteintjes voor 200 Ryksd. zoo zyn ze mees alle daar zy de Kaarten van hebt. Zy zeggen dan zoude ze hun leven voor slaven moeten dienen want zy kunt het niet opbrengen; de Contrey zyn te slegt."[48] Onvoldoende goedkoop grond word dus as oorsaak deur albei getuies aangegee.

Uit die mees suidelike flank van die Oosgrens, die wyk Onder-Boesmansrivier van die distrik Uitenhage, ontvang ons weliswaar nie soortgelyke getuienis nie. Na 'n sorgvuldige studie van honderde stukke in die Kaapse Kantoor van Aktes, die amptelike korrespondensie met die Britse owerhede, die betrokke Opgaafrolle en woonplekke op verlieslyste in verband met die Sesde Oosgrensoorlog aangegee, kan die volgende vier feite gekonstateer word: (1) slegs 'n relatief klein aantal boere was grondbesitters; (2) die dokumente van grondtransaksies was gewoonlik jare agterstallig; (3) daar was 'n besonder lewendige

47. Acc. 519: D'Urban Papers, III, no. 21 (K.A.).

48. My punktuasie. L.G. 493: Misc. Letts., 1836–1837, no. 10, 15 Oktober 1836. Hattingh was vermoedelik veldkornet of oud-veldkornet in die distrik Somerset. Vgl. C.O. 8473: Christian Hattingh se oorspronklike memorie, 1 Des. 1835. Dit val moeilik om te bepaal of Hattingh na Trekboere of na werklike Voórtrekkers verwys het.

Sien verder Sarel Cilliers se bekende Joernaal, opgestel aan die end van sy lewe (Gerdener, *Sarel Cilliers*, Aanhangsel I, p. 131).

wedywering om enige stuk oopliggende grond; en (4) groot gesinne het op een plaas gewoon, soms selfs tesame met ander gesinne.[49] Tog kry ons die gebrek aan goedkoop grond nie as 'n uitdruklik geformuleerde grief by Uitenhage-Trekkers nie.[50]

Ons beskik oor heelwat getuienis dat grondpryse in Trekkerdistrikte skerp gedaal het, in sommige gevalle laer as die koste van die geboue wat daarop opgerig is. Richard Southey skryf op 19 Augustus 1837 aan kol. Smith dat sy broer George twee plase vir £375 naby die dorp Graaff-Reinet gekoop het, bestaande uit 15 000 akkers, met geboue, steenkrale, tuine en ander verbeterings. Dié plase, sê hy, sou kort tevore nie vir 20 000 riksdaalders (£1 500) verkoop gewees het nie.[51]

Uiteenlopende vertolkings kan uit ons gegewens gemaak word. Daar kan geredeneer word dat die Voortrekkers hul plase teen baie lae pryse verkoop het juis omdat hulle gemeen het om die onbesette grond in die noorde en noordooste te betrek. Die teenoorgestelde kan ook beweer word. Dat die Afrikanerboere nie die beskikbaarstelling van volop goedkoop grond in die Kolonie benut het nie, dui daarop dat hulle hoofsaaklik om ander redes getrek het.

Wat ook al ons opvatting is oor die probleem of grondgebrek 'n vername oorsaak van die Groot Trek was, een ding is duidelik: binne en ook buite die Kaapkolonie het die finansiële en filantropiese faktore in die Britse beleid die grensboer voldoende goedkoop grond ontsê. In die vyftien jaar onmiddellik vóór die Groot Trek is die normale behoefte aan grond dus minder bevredig as waarskynlik ooit tevore. Ons sal binnekort daarop wys dat die Britse owerheid die boer arbeid met kapitaal ontneem het. Die boer moes nou eenvoudig

49. Soos blyk uit die Opgaafrol vir die distrik Uitenhage in 1826 (J. 374, die laaste beskikbare voor die Groot Trek), was daar 133 enkelinge of gesinne in die wyk Onder-Boesmansrivier. Slegs 33 persone het die 42 erfpagplase daar besit.

50. I.v.m. studies oor Karel Landman en Piet Uys het ek die beskikbare Uitenhaagse stukke deeglik gefynkam. Uitenhaagse transportstukke wat 'n basis van vergelyking in die Kaapse Kantoor van Aktes van die vroeë jare twintig tot die vroeë jare veertig bied, toon 'n taamlike skerp prysstyging van die jare twintig na die vroeë jare dertig. Dan, tydens die ontplooiingsjare van die Groot Trek, neig pryse slegs effens laer. Dit weerspieël vermoedelik sowel verbeterings daarop aangebring as die gesogtheid van grond aldaar. Nieteenstaande heelwat plase snel na mekaar in die mark kom, word daar ook 'n merkbare aanvraag gehandhaaf. Deurdat nuwe finansiële instellings (soos die „S.A. Fire and Life Assurance Co.") geld leen en kopers verder tot gunstige kredietvoorwaardes instem, is daar nie 'n merkbare skerp prysdaling in Uitenhage nie. Teen die vroeë jare veertig styg pryse daar weer skerp. Vgl. o.a. Transfers and Mortgages, 13–17 July 1838, vol. 18, nos. 81, 82, 83 en 84, *Wolvenkop;* 24–31 July 1838, vol. 19, II, no. 254, en 19–30 Mei 1848, vol. 15, no. 239, *Dekzelrivier;* 1–15 Sept. 1837, vol. 12, nos. 35 en 36, *Klipfontein;* 17–26 Oct. 1838, nos. 135 en 136, *Elandsjagt.* Kyk verder Muller, *Britse Owerheid,* p. 63 en noot 17.

51. C.O. 48/175: bylae in no. 71, D'Urban aan Glenelg, 9 Okt. 1837 (P.R.O.). Kyk ook H. M. Robertson, „The Cape of Good Hope and 'Systematic Colonization'" (in *The S.A. Journal of Economics,* vol. 5, no. 4, Des. 1937, p. 375).

sy behoefte aan genoeg en goedkoop grond bevredig. Ons moet dan bevind dat 'n gebrek aan grond 'n betreklik belangrike rol gespeel het om sommige Trekkers tot verhuising te beweeg. Die presiese gewig van grondhonger kan egter nie afsonderlik vasgestel word nie. Aan ander griewe (waarby nog stilgestaan sal word) was dit onafskeidbaar verbonde: die rol daarvan kan slegs in same- en wisselwerking met ander griewe bepaal word.[52]

'n Reeks regeringsmaatreëls het die heersende gebrek aan kapitaal in die Kolonie vererger. In die arm, jong land met 'n ongunstige handelsbalans, was daar betreklik min geld in omloop. Vandaar dat die jaarlikse betaling van noemenswaardige bedrae as erfpaggeld nie vir die Afrikanerboer maklik was nie. So is in die groot en ryk wyk Onder-Boesmansrivier van die distrik Uitenhage in 1826 nie eers £115 aan belastings betaal nie en net £12 aan kerkgeld.[53] Die blote feit dat die boer dikwels deur groot afstande van sy amptenare geskei was, het hom addisionele geldelike laste besorg. Uitenhaagse Boere het dan ook die uitgawes verbonde aan die skut van vee en die aangaan van kontrakte met naturelle as „een groote belasting" bestempel.[54]

Die vrystelling van die slawe het vir die Kolonie in die algemeen byna 'n £1¼ miljoen aan kapitaal in vloeibare vorm besorg. Alhoewel die Kaapse slawe op meer as £3 miljoen gewaardeer is, is sowat 80% van die slawe in die Kolonie gebore, waar hulle ook grootgeword het. Die eienaars het hul arbeidskragte dus hoofsaaklik teen onderhoudskoste geniet. Daar kan weliswaar nie gesê word dat 'n groot kapitale bedrag die Kolonie uitgegaan het nie,[55] nietemin is dit duidelik dat die Afrikaner-grensboer ernstig gegrief gevoel het oor die verlies aan kapitaal wat hom so berokken is. Die Afrikaners was by uitstek die slawebesitters, maar dit was die westelike Afrikaners wat die grootste aantal slawe gehad het. Inderdaad bereken Theal dat slegs 16% van die slawe in distrikte gewoon het waaruit 98% van die Voortrekkers gekom het.[56] Tog het die omstandighede waaronder vergoeding uitbetaal is, hewige

52. Kyk Van der Merwe, *Noordwaartse Beweging*, pp. 381–384 en Muller, *Britse Owerheid*, pp. 64–65. Vgl. o.a. hieronder die titelvoorwaardes ingevoer in dele van die distrik Somerset dat slawe-eienaars binne afsienbare tyd òf van hul grond òf van hul slawe moes afstand doen. L. C. Duly gee daaraan aandag in sy *British Land Policy at the Cape, 1795–1844*, Durham, 1968, op pp. 89–94, 115–116 en 128–129. Die koppeling van slawebesit aan grondbesit kan met vrug verder ondersoek word.
53. J. 374: Opgaafrol Uitenhage, 1826.
54. L.G. 281: Moolman en andere aan Siv. Kom., 26 Des. 1837, bylae in no. 36, pp. 157–158. In Oktober 1835 nog is die geweldig uitgestrekte veldkornetskap Tarka, met 'n bevolking van 2 908 siele, slegs deur een veldkornet bedien (Theal, *Em. Docs.*, pp. 63–64).
55. B. J. Liebenberg, *Die Vrystelling van die Slawe* (ongep. M.A.-verh., U.O.V.S.), pp. 193–199.
56. Dié persentasie geld slegs vanaf 1 Jan. 1836 tot 31 Des. 1839 (*History since 1795*, II, p. 271).

reaksies onder grensboere uitgelok. Aan hul versoek dat vergoeding tegelyk met die vrystelling van die slawe moes geskied, en daarby in die Kolonie self, is nie voldoen nie. Inteendeel, daar is bitter gekla dat twee keer geld inbetaal moes word vir sertifikate alvorens enige bedrag uitbetaal is. By die grensboere is twyfel opgewek of hulle ooit vergoeding sou ontvang. Onder dié omstandighede (en weer eens as gevolg van die groot afstande) het handelshuise en rondreisende agente dit nie moeilik gevind om boere te oorreed om hul eise spotgoedkoop vir handelsware in te ruil nie.[57] Goewerneur Napier self het die kommissie wat agente op die eise geneem het, op sowat 20% geskat.[58] Talle grensboere het dus in werklikheid slegs sowat een vyfde van die waarde van hul slawe ontvang, en met 'n gevoel van onreg, want die Kaapse amptenare het so lank gesloer dat die kompensasiegelde eers van Februarie 1837 die Kolonie begin inkom het. Dat kapitaal gevolglik gedurende 1837–1838 tydelik so volop geraak het dat 'n oorvloed van oorsese goedere ingevoer is en nuwe finansiële instellings ingestel is, het die grensboer se lot eintlik nie veel verbeter nie. Diegene van hulle wat nog nie getrek het nie, kon hulle plase nou miskien makliker verkoop en diegene wat reeds getrek het, kon miskien makliker kontantgeld van agente bekom om hulle trekke te finansier. Dit is baie twyfelagtig of die baie Trekkers wat voor Februarie 1837 verhuis het, enigsins in dié voorspoed kon gedeel het. Maritz, wat Graaff-Reinet in September 1836 verlaat het, het 'n persoonlike verlies van £908 gely; en Piet Uys, wat uit die distrik Uitenhage in April 1837 verhuis het, kla daaroor in Augustus aan D'Urban namens talle Voortrekkers.[59]

Die swaarste kapitaalverlies is ongetwyfeld deur die bykans onophoudelike reeks diefstalle deur die Hottentotte en Bantoes aan die grensboer berokken. Uit oorvloedige getuienis blyk dat talle inboorlinge binnekant die grense rondgedwaal en van die boer se vee gelewe het. Terselfdertyd het Bantoediewe selfs in vredestyd die grense oorgesteek en byna onophoudelik die kuddes van die boere verder uitgedun. William Hartley skryf in Julie 1836 uit die Tarka (waaruit Hendrik Potgieter sowat ses maande tevore getrek het) aan siviele kommissaris D. Campbell aangaande die groot skade wat die boere byna daagliks deur rondlopende Tamboekies (Thembus) en Xhosas berokken word. Solank „marauders . . . are permitted to traverse the Country unmolested, we do not expect that our property will be safe''. Dit is „the principal cause why so many of the Farmers are leaving this frontier and unless some means be adopted for

57. L.G. 493: no. 74, Hart aan Stockenstrom, 1 Feb. 1837; Theal, *Em. Docs.*, pp. 5–14, 72 en 95.

58. C.O. 48/191: Napier aan Glenelg, 18 Mei 1838 (P.R.O.).

59. Acc. 519: D'Urban Papers, III, no. 21; C.O. 5979: Cape of Good Hope Blue Book, 1837, pp. 44–45; Thom, *Gert Maritz*, pp. 68–69. Daar behoort verder ondersoek te word in hoeverre van die kompensasiegeld, uitbetaal desnoods in goedere deur sakebewuste agente, heelwat van die Voortrekkers sedert Februarie 1837 juis in staat gestel het om hulleself beter gereed te maak en uit te rus vir hul lang reis.

the protection of property, many more will certainly remove". Die slawevrystelling hier is van min belang, maar „the insecurity of their property", beklemtoon hy, is die duidelik waarneembare oorsaak van die trek.[60] Nog 'n Engelssprekende het in Augustus 1837 van die Oranjerivier getuig dat baie persone wat voorheen nie sulke planne gekoester het nie, nou wil trek. Aan hom is algemeen meegedeel die eintlike oorsaak, van die Visriviermond tot by die Oranjerivier is *„the very insecure measures adopted by the Lieutenant-Governor for the protection of property and the impunity with which the natives residing over the boundary may commit depredations, and all kinds of excesses upon the white inhabitants."*[61] Hierdie onophoudelike, ruïnerende verliese op die grense word vier maande later deur 'n naamlose persoon, wat deur *De Zuid-Afrikaan* beskryf word as voorheen een van die eerbaarste en rykste Uitenhaagse boere, van oorkant die noordgrens treffend geskets: „Wat hebben die grensbewoners van tyd tot tyd niet van de Kaffers te verduuren gehad . . .? Ik heb het Britsche Gouvernement gedurende vele jaren, sedert 1811, met de grootste wakkerheid en zonder het minste loon, als burger gediend. Ik heb met myne handen gearbeid, en getracht myn huisgezin fatsoenlyk optebrengen; en toen ik my in den toestand bevond om zulks te doen, kwamen de Kaffers en beroofden my van álles, zoals het geval was in 1819 en wederom in 1834. By den laatsten inval heb ik slechts 5 ossen en 7 kalven overgehouden, en geen enkelde koe hebben de Kaffers my overgelaten, uit de 74 melkkoeijen, van het beste vaderlandsche ras, en welke elk Rds. 50 waard waren. Wat is my derhalwe over gebleven, na vele jaren arbeids en gezwoegs? Letterlyk niets!"[62]

Vir die Oosgrensboere was die Sesde Oosgrensoorlog duidelik die hoogwatermerk van hulle kapitaalverliese. Dit was nie net die enorme verliese wat as gevolg van onvoldoende beskerming in die inval self gely is, wat die boer se kapitaal verteer het nie. Sy owerheid het voorrade, waens, beeste en perde vir die oorlogspoging opgekommandeer. Hiervoor is in die reël nie vergoeding betaal nie; en waar dit wel gedoen is, is dit lank vertraag en tog nog as onvoldoende beskou.[63] In Februarie 1836 rapporteer veldkornet Van Wyk uit Cradock aan die siviele kommissaris van Albanie: „It is now a year that the Burgers are plauging (*sic*) me for the payment, many of whom I am personally aware are in indigent circumstances and who should they not be enabled to pay their debts will be prosecuted according to Law."[64]

Die groottotaal van die kapitaalverlies met die Sesde Oosgrensoorlog gely, is op meer as £290 000 gestel. Slegs £15 801 is voorsien om die boere weer

60. L.G. 420: kopie gedateer 1 Julie 1836, pp. 77–78.
61. Chase, *Natal Papers*, I, p. 102. Kursivering deur Chase.
62. *De Zuid-Afrikaan*, 16 Feb. 1838; afgedruk, met onbelangrike wysigings, in Preller, *Vm.*, VI, pp. 4–5.
63. Acc. 519: D'Urban Papers, II, no. 17 en III, no. 21.
64. Ay. 8/87: Misc. Letts. Received, 1836, 2 Feb. 1836, ongenommer.

op die been te bring.[65] Engelssprekende Thomas Robson het op 3 Maart 1836 aan D'Urban geskryf dat hy die geplunderde boere besoek het en bygevoeg: „I . . . assure you that they are in a most deplorable condition, having nothing to subsist upon, and in many cases are actually starving . . ., and if some means are not shortly made use of to relieve them I certainly am afraid there will be very bad work."[66] Wat sake vererger het, was dat vergoeding aanvanklik in die vooruitsig gestel is, maar tog nie toegeken is nie. Toe die boere stellig verwag het dat die agterstallige belastings van die oorlogsjare afgeskryf sou word, en selfs dít nie van owerheidsweë vergun is nie, het hulle baie skerp gereageer.[67] Soos duidelik blyk in die geval van Olifantshoek in die distrik Uitenhage, het die swaar kapitaalverlies deur die Sesde Oosgrensoorlog meegebring, ongetwyfeld 'n uiters vername rol in die veroorsaking van die Groot Trek gespeel.

Soos in die meeste pionierslande was daar ook in die Kaapkolonie 'n chroniese arbeidsgebrek. Aanvanklik is die inboorlinge onproduktief bevind, en die aankoop van slawe het veel kapitaal geverg. 'n Beter opleiding en beheer oor kinders met die gemengde bloed van Hottentotte en slawe is deur die inboekstelsel verskaf. Mettertyd is ontstamde inboorlinge, groot en klein, deur die landswet en landsgebruike al meer as arbeiders in die blanke gemeenskap ingeskakel. Die vryheid van die inboorling is beperk, maar die Blanke diensheer is van 'n beter gehalte arbeider verseker. Kort voor die Groot Trek is dié patroon van arbeidsvoorsiening deur die Britse beleid drasties gewysig. Slawe-eienaars het veel minder gebruik van hul slawe gehad en het hewig teen die slawe-wetgewing geprotesteer. Die inmenging met die slawe deur die Slawebeskermers, byvoorbeeld, is deur 'n beampte, W. Smith, as 'n hoofoorsaak van die Groot Trek bestempel.[68]

Teen 1828 het die Blanke diensheer deur Ordonnansie No. 50 reeds baie van die voordele van die inboekstelsel ingeboet. Benewens dié verlies aan arbeid

65. Volgens die mening van die Onderstandskommissaris van die regering is die verlieslyste sowat een derde te hoog opgegee. Kyk Hudson aan Regeringsekretaris, 27 April 1836, in L.G. 13: Govt. Com., General Statement, 1835–1836. Vir besonderhede van die byna 3 000 eise vgl. L.G. 14–44: Govt. Com., 1835–1836.

Daar moet rekening mee gehou word dat, deur die aangaan van talle militêre kontrakte en die aankoop van groot hoeveelhede voorrade benodig vir oorlogvoering, weer groot somme deur die militêre kas in die Kolonie ingepomp is. Dit het o.a. prysstygings tot gevolg gehad wat op hul beurt die Oosgrensboere wat vee en landbouprodukte te verkoop gehad het, bevoordeel het. Onder na-oorlogse toestande het die baie verarmde boere dit nou egter moeiliker gevind om weer op hul plase op die been te kom.

66. Theal, *Em. Docs.*, p. 97.

67. Kyk bv. C.O. 6088: no. 899, 11 Maart 1836 en Theal, *Em Docs.*, Somerset aan D'Urban, 20 Nov. 1835, p. 81.

68. Aan D'Urban, 2 April 1843, D'Urban Papers, II, no. 17. Vir meer besonderhede oor aspekte van arbeidsgebrek vgl. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 69–72.

is ook die aantal vry gekleurde arbeiders en die heer se beheer oor hulle ingekort. Die toenemende aantal sendingstasies het steeds meer Hottentotarbeiders gelok. Die vry Gekleurde is deur Ordonnansie No. 50 volkome van sy pligte as gedwonge arbeider onthef. Vir alle kontrakte langer as een maand met sy bediende gesluit, moes die boer na 'n klerk of vrederegter reis om dit te laat beskryf, en na 'n jaar moes dit herhaal word. Terselfdertyd is die passtelsel afgeskaf, wat beteken het dat landlopery nie meer 'n oortreding was nie.[69] Binne enkele jare is 'n sosiaal-ekonomiese ommekeer in die Kolonie teweeggebring: in die filantropiese poging om die arbeider volkome op gelyke voet met sy meester te stel, is van laasgenoemde te veel mag weggeneem. Gevolglik was die beheer van die heer oor sy arbeider tussen 1828 en 1842 losser as waarskynlik ooit tevore of ooit daarna. Nie alleen is die pligte van die diensnemer nie behoorlik omskryf nie, maar voldoende voorsiening is ook nie vir strafuitoefening gemaak nie. Arbeiders sou hul pligte kon verwaarloos, hul werkgewers se eiendom skade kon berokken en verskillende vorms van verset kon openbaar, sonder dat wetlike stappe maklik gedoen sou kon word.[70] Beheerde, produktiewe arbeiders het nou landlopers geword, sowel as 'n baie ernstige belemmering vir alle boerderybedrywighede. Toe aan 'n konsepwetsontwerp teen rondlopery, vroeg in 1834 opgestel, nie deur die Britse regering wetsgeldigheid verleen is nie, en daarby nog veldkornette wat dit reeds begin toepas het, ontslaan is, het 'n heftige boerereaksie gevolg.[71]

Uit baie en wyd uiteenlopende oorde kry ons getuies om te bevestig, nie slegs die chroniese arbeidsgebrek nie, maar die ommeswaai van dié vraagstuk in 'n boerdery-ontwrigtende rondlopersprobleem. Die Wesleyaanse sendeling W. B. Boyce het in ongeveer 1836 bereken dat van die sowat 32 000 vry Gekleurdes in die Kaapkolonie 8 000 of 10 000 sonder vaste werk oor die land rondgeswerf het.[72] Twee jaar later skryf Napier aan Glenelg dat Luitenant-goewerneur Stockenstrom erken dat landlopery bestaan en die Goewerneur voeg self daarby „and it is within my own knowledge and observation that it does exist in an alarming degree".[73] Die goed opgevoede Engelssprekende boer J. Collett rapporteer in September 1836 uit die omgewing van Fort-Beaufort aan die Luitenant-goewerneur: „The principal grievance, of the Farmers in my Neighbourhood, is . . . their having to support such incredible numbers of Hottentots, Bechuanas and Fingoes, that daily vagabondize the Country, and I do myself declare that at no period within the last fifteen years have I ever

69. Eybers, *Sel. Const. Docs.*, pp. 26–28.
70. Ordonnansie No. 1 van 1841, deur die Imperiale regering in 1842 goedgekeur, het hierdie leemtes aangevul.
71. G.H. 1/21: no. 1524, Aberdeen aan D'Urban, 11 Maart 1835. Vgl. die reaksies in 1834 in die pers, veral in *De Zuid-Afrikaan* van 16 en 30 Mei, 18 en 25 Julie, 8, 15 en 22 Aug., 5 Sept. en 10 Okt.
72. *Notes on South African Affairs from 1834 to 1838* (1839), p. 119.
73. G.H. 23/12: no. 40, 22 Junie 1838, p. 104.

seen them in such numbers as they are at present, . . . 10 or 15 Idle vagabonds in a day . . ."[74]

Dat die grensboere in 'n belangrike mate deur „onze geprivilegeerde reizigers, de landloopers"[75] tot trek beweeg is, is uit baie dele van die Kaapkolonie beklemtoon. J. Bodenstein skryf bv. in *De Zuid-Afrikaan* uit Beaufort-Wes in Oktober 1837: „Wanneer, myns dunkens, Doctor Philips gezindheid niet wordt beteugeld, geen vagebonds wet wordt daargesteld, . . . zal het verhuizen of vertrekken nimmer ophouden."[76] Namens inwoners van Winterberg en Koonap het Retief aan sy siviele kommissaris die jaar voor sy vertrek die verskillende fasette van die, vir die grensboer, tergende arbeidsprobleem, saamgevat: „The increasing insubordination and desertion of these manumitted slaves, now Apprenticed labourers, and others of the Colored Classes, on entering into service, are other grievances of great magnitude, . . . the great distance of the seat of magistracy from their habitations . . . has a powerful effect in producing this insubordination, it being impossible that the masters for every offence . . . can undertake a journey of 2 or 3 days . . . The only alternative is they are deprived in most cases of the services of their Servants, and which in the present distressing times cannot fail to have a most prejudial (prejudicial?) effect upon their Agricultural pursuits in general." Aan die einde van die brief word dit duidelik gestel dat, tensy die boer deur die aansuiwering van die arbeidsgebrek, o.a., in staat gestel word om 'n lewensbestaan te maak, hy sy plaas sou moes verlaat.[77]

Hoe ernstig die diepgaande verstoring van die tradisionele verhouding tussen meester en arbeider die Afrikaner in sy strewe om 'n fatsoenlike bestaan getref het, is deur die Volksraad van die Republiek Natalia in 1842 aan goewerneur Napier verduidelik. Die Volksraad toon aan dat die Kolonie oopgestel is „voor rondswervende Vagabonden, die in eene werkelooze woeste levenswyze verkeerden en van de kudden en andere eigendommen van den . . . boer leefden, waardoor de boer zelf van arbeiders ontbloot, of indien hij ze al had van alle noodiege gezag ontstooken was . . . hem den moed geheel ontnoomen werd, zo dat hy . . . de donkerste vooruitzigten had."[78]

Benewens die gebrek aan grond, kapitaal en arbeid wat dit vir die Afrikanerboer baie moeilik gemaak het om 'n bestaan te vind, is hy nog verder op stof-

74. L.G. 493: no. 5, 17 Sept. 1836.
75. Gebruik in anonieme brief uit Graaff-Reinet, 23 Januarie 1838, *De Zuid-Afrikaan*, 16 Feb. 1838.
76. *De Zuid-Afrikaan*, 8 Des. 1837.
77. Aan Campbell, 11 April 1836, in Ay. 8/87: ongenommer, Misc. Letts. Received, 1836. Vgl. dr. W. Robertson se brief aan J. Fairbairn, 13 Maart 1836, waarin hy rapporteer dat Swellendamse boere bevrees is dat hulle nie meer bediendes sal kan bekom na die finale vrystelling van hul slawe nie (Dreyer, *Die Kaapse Kerk en die Groot Trek*, p. 7).
78. *Notule van die Natalse Volksraad . . . , 1838–1845* (J. H. Breytenbach red.), p. 392.

like gebied getref deur 'n algemene onbestendigheid en onveiligheid in die grensdistrikte. Veral in die dertigerjare sou dit hewige reaksies van sy kant uitlok.

Oor sy grondbesit was daar groot onsekerheid. Sy grond is dikwels so verkeerd opgemeet dat bure oor grense tussen plase rusie gemaak het. Groot dele van die Oosgrensdistrikte moes heropgemeet word, nadat eers jare van onsekerheid deurgemaak was. Na die ontslag van die landmeter Azerond het byvoorbeeld geblyk dat die betrokke boere reeds vir die foutiewe opmetings deur hom gemaak, betaal het, met gevolglike onsekerheid oor die suiwerheid van die regering se bedoelings en beleid.[79] In ander gevalle, waar die opmetings korrek was, is die boer se kaart en transport dikwels eers lank daarna aan hom besorg. So skryf die siviele kommissaris van Somerset op 10 Oktober 1837 aan Hudson dat J. J. Durand 'n geruime tyd tevore die plaas *De Plat* aan Louis Tregardt verkoop het. Tregardt het dit verkoop aan J. M. de Beer, wat dit weer aan B. D. Bouwer verkoop het. Eers op 11 Maart 1837 het die transport, uitgemaak in naam van Durand, in Somerset aangekom.[80] Uit Tregardt se dagboek weet ons dat hy op daardie dag reeds besig was om vee te ruil in die verre Soutpansberg. Onbekwame, lakse beamptes het heelwat bygedra tot die gevoel van onsekerheid en onbestendigheid wat onder die Oosgrensboere posgevat het. Soos ds. Taylor, predikant van Cradock, dit in 1836 verduidelik het, was dit hierdie gevoel van onsekerheid wat boere laat huiwer het om langtermyn-verbeterings aan te bring en hulle sodoende stewiger op hul plase te vestig.[81]

In dele van die sentrale sektor van die Oosgrens, soos in die wyk Oos-Rietrivier (waar Louis Tregardt en sy seun Karel voor hul trek gewoon het), het die Britse owerheid grondbesit gekoppel met slawevrystelling. Soos die Britse Setlaars nie daar slawe mog besit nie, so is bepaal dat ook die Afrikanerboere daar binne afsienbare tyd van hulle slawe moes afstand doen; anders kon hulle nie hul plase behou nie. Later sal aangetoon word hoe mobiel Louis Tregardt, die eienaar van tien slawe, hier geword het.[82]

79. S.G.O. 50: Land Board, Reports upon Lands, 1834–1851, no. 31, W. F. Hertzog se verslag, 29 Jan. 1842; S.G.O. 1/2/1: Letts. from Civ. Comrs. Eastern Province, A-C, 1824–1859, Campbell aan Hudson, 18 Nov. 1836 (albei voorlopige bandnommers); J. C. Visagie, *Willem Fredrik Hertzog, 1792–1847* (ongep. M.A.-verh., Unisa, 1971), pp. 199–201.

80. L.G. 266: no. 60, pp. 98–99. Vgl. ook C.O. 2742: no. 42, Campbell aan Waarn. Regeringsekr., 28 Junie 1833; en Franken, *P.R.*, pp. 389–390.

81. L.G. 495: no. 1, aan Regeringsekretaris, 20 Mei 1836.

82. Somerset East 9/2: Lêer Memorials, 1826–1907, ongenommerde, ongedateerde memorie, onderteken deur veldkornet P. R. Erasmus, Louis Tregardt, Hans de Lange en ander inwoners van die Veldkornetskap Oos-Rietrivier; C.O. 8460: no. 37, ongedateerde (1827) memorie, onderteken deur veldkommandant J. J. Durand, provisionele veldkornet Louis Tregardt en 121 ander inwoners van Oos-Rietrivier. Vgl. ook Duly, *British Land Policy at the Cape*, pp. 89–94, 115–116 en 128–129.

Uit baie oorde van die Oosgrens kry ons getuienis dat die Afrikaner-grensboer se gevoel van onsekerheid deur sy onbekendheid met die wette, regulasies en maatreëls van sy owerheid, aansienlik verhoog is. Sommige veldkornette het nie die regeringskennisgewings en proklamasies wat hulle as nuwe instruksies moes bekend maak, ontvang nie. Vir heelwat burgerbeamptes was die draagwydte van sekere maatreëls in die regeringskoerant glad nie duidelik nie; terwyl sekere hoëre beamptes te laks was of nie daartoe in staat was om hulp te verleen nie. Waar die amptelike burgerleiers nie behoorlike inligting kon voorsien nie, sou dit vanself spreek dat gewone grensboere kon verklaar „we leave the Colony because we know of neither Government nor Law . . . the Law never reaches us except to fine or otherwise punish, often for acts which we did not know to be wrong. Our Field Cornets can give us no assistance as they are as much in the dark as ourselves. We are like lost sheep".[83] In November 1835 het kolonel Somerset aanbeveel dat regeringsinstruksies aan die boere verduidelik behoort te word; as die oogmerke van die regering opgehelder word, sou „feelings of anxiety in many cases excited by matters which they do not fully comprehend", gekalmeer kan word.[84]

Uit baie Oos- en Noordoosgrensdistrikte kry ons getuienis dat inboorlinge, veral van buite die Kolonie, die eiendomme en lewens van die plaasbewoners bedreig. Onafgebroke veeverliese skep 'n atmosfeer van chroniese onsekerheid oor die toekoms. In 1836 gee veldkommandant Van Wyk uit die Tarka as 'n oorsaak van die Groot Trek aan „dat gekleurde uit landers sowel te paart als met draag ossen en te voet bij grote en klyne partyen van de een tot den ander plaats omdoolt . . . waar door bewoonders der grensen niet aleen en levens gevaar gesteld ben maar sodanig van hun goet beroof datse ten laatsten van honger moet vergaan, en geen magt hep sulks tegen te gaan".[85] Twee jaar later kla 'n boer uit die distrik Beaufort-Wes dat daar om dié rede reeds baie Boere getrek het. Dit is onmoontlik om dit daar langer uit te hou: „daar mijn Plaats door de Kaffers Vhee beset is; . . . Beesten Paarden Bokken en Schapen . . ."[86] Oor die chronies onrustige Olifantshoek, op die uiterste suiderflank van die Oosgrens, skryf die Engelssprekende Walter Currie in April 1836 aan D'Urban dat die Afrikanerboere min hoop het vir die toekoms: „one said that in his father's lifetime and his own they had been 5 times clean swept out by the Kaffirs, . . . that for protection, the future would be like the past, indeed he thought they were worse off than fifty years ago; in those old times when they were robbed they redressed themselves, but now their hands were

83. G.H. 8/1: no. 34, Stockenstrom aan D'Urban, 25 Okt. 1836. Kyk ook D'Urban Papers, IA, no. 1, Conf., D'Urban aan Campbell, 17 Nov. 1835; Ay. 8/85: alles ongenommer, ds. J. Taylor aan Campbell, 14 Okt. 1834; Franken, *P.R.*, pp. 288–293.
84. Theal, *Em. Docs.*, p. 77.
85. L.G. 493: no. 4, aan Luit.-goewr., 16 Sept. 1836.
86. B.W. 9/51: Letts. Rec., 1830–1846, D. de(?) Wit aan veldkornet C. de Clercq, 30 Aug. 1838.

tied while the Kaffirs were loose."[87] Selfs Currie sien geen ander raad as om te trek nie. So 'n „continued yearly loss and harassment by interior and exterior plunderers . . .", voeg hy by, „must crush the energies of any people."[88]

Onder die Afrikanerboere het daar ook 'n basiese wantroue in die Britse regering ontwikkel oor die vraag of die regering hulle wou en kon beskerm. Die beplanning van 'n burgermilisie om die grense beter te kan beveilig, is dadelik met skerp wantroue bejeën. Hieroor kry ons 'n hele paar onafhanklike getuies, van Louis Tregardt later in Lourenço Marques, tot vername Oosgrensbeamptes soos Stockenstrom en Campbell.[89] Die ernstige bedenkinge van die boere teen die milisie was daarop gegrond dat hulle bevrees was dat nuwe militêre pligte hulle baie besig sou hou, hul landbou- en veeteeltbedrywighede sou onderbreek, en veral dat dit hulle sou verplig om so lank uithuisig te wees dat hul gesinne onbeskermd aan die talle grensgevare blootgestel sou wees. Hulle was arm aan geld en bediendes; derhalwe moes hulle persoonlik oor hul verminderende veestapel toesig hou. Die nuwe milisieplanne net na die helfte van 1835 het hulle bereik toe die pas ervare oorlogsontberings nog heel vars in die geheue was. Vir die boere het dit dus geskyn asof die nuwe militêre eise wat aan hulle gestel sou word, die lewe van hul gesinne en hul stoflike welvaart te veel aan gevaar gaan blootstel.[90]

Deur twee ordonnansies wat gedurende 1833-1834 die aankoop en vervoer van buskruit in die grensdistrikte streng beperk het, is die indruk by die grensboer gewek dat hy nie met buskruit vertrou word nie. Die owerheid se oogmerk was om die besonder winsgewende smokkelhandel in buskruit doeltreffender teen te gaan. Omdat die Witman se vuurwapen so opvallend beter was as die assegaai van die Bantoe, het laasgenoemde daarvoor beeste en ivoor ver bo sy koloniale handelswaarde aangebied. Blanke grensbewoners wat onmiddellike stoflike gewin bo die langtermyn-belange van hul gemeenskap gestel het, was bereid om die aanbiedinge te aanvaar. Nie slegs om koloniale verdediging te bevorder nie, maar ook om nog verdere bloedvergieting deur middel van die verspreiding van vuurwapens onder die buitekoloniale inboorlinge te

87. Theal, *Em. Docs.*, p. 114 (26 April 1836).

88. *Ibid.*, p. 117.

89. *Dagboek van Louis Trigardt* (Preller-ed.), p. 176; L.G. 230: Campbell aan Kaapse Regeringsekr., 25 Maart 1836, pp. 235–242; Stockenstrom, *Autobiography*, II, pp. 59, 62 en 73. Vgl. verder Preller, *Vm.*, I, p. 114 (getuienis van J. H. Hatting, Sr.).

Prof. J. S. Galbraith sien nie die eintlike beswaar van die grensboer hierteen raak nie. In sy *Reluctant Empire* skryf hy dat, terwyl D'Urban nie oor voldoende troepemagte beskik het om orde in die grensdistrikte te handhaaf nie, „the perverse Boers, while they complained of lack of protection, violently opposed the suggestion that they be enrolled in a militia" (p. 180).

90. L.G. 54 en 55 verskaf die werklike lyste van name van die burgermilisie soos voorsien deur die plaaslike beamptes aan die owerheid. Vertragings met die instuur van die lyste, asook hul onvolledigheid, blyk ook hier.

bekamp, is streng maatreëls ontwerp.[91] Alhoewel die uitvoer daarvan nie geslaag het nie, het die feit dat die maatreëls nou juis in 'n tyd van na-oorlogse onrus sterker toegepas is, op die veldkommandante en veldkornette (die grensboerleiers) 'n bevreemdende indruk gelaat; en dit is gou op die grensboer oorgedra. Dat die owerheid hom moontlik nie in staat wou stel om genoeg van dié artikel, so essensieel vir sy verdediging, te bekom nie, het beslis die Boer se agterdog gewek.[92] Die ouer grensboere het weer gedink aan die rampspoedige tyd van Maynier se bewind, toe hulle met min regeringshulp teen die Bantoe en die Hottentot moes veg.[93]

'n Olifantshoekse boer wat nie self getrek het nie, skryf in Augustus 1837 dat 'n berig dat Stockenstrom Kafferstamme toegelaat het om hulle wes van die Visrivier te vestig „Eene angstvaliigheid" onder die inwoners daar veroorsaak het, in so 'n mate dat van die ou inwoners nou ook wil trek „van wegens de Onvyligheid dezelve". Dié boere sê „datze niet Langer en Zo Een vrees ken verkeere".[94] Die missive van Glenelg waarin hy die grensboere vir die Sesde Oosgrensoorlog geblameer het, het, soos blyk uit die latere president Boshof se brief in *The Graham's Town Journal*, hul vertroue geskok. Boshof vra: „. . . what was now wanting to confirm the suspicions which they had long entertained, that the total ruin or annihilation of the white population would be looked upon with indifference . . . Bitter were the complaints of many of the emigrants at Natal on this head; . . . What confidence would we longer have in such a Government?"[95]

As grensverdedigingstelsel het die boere die verdrae wat met die Xhosahoofde gesluit is, basies gewantrou. 'n Nuwe en verwoestender oorlog is stellig verwag, en dan sou die boer dit nie meer durf waag „zyn huisgezin en zyne bezittingen alleen te laten, om ter verdediging van anderen behulpzaam te zyn". Die een sou hier en die ander daar moet sneuwel – so skryf 'n naamlose

91. Ordonnansies No. 101 van 11 Nov. 1833 en No. 7 van 3 Des. 1834, afgedruk in *Statute Law of the Cape of Good Hope, comprising the Placaats, Proclamations and Ordinances* . . . , Kaapstad, 1862, pp. 352–364. Vgl. verder Acc. 519 (17) D'Urban se „Memorandum for the Civil Commissioner for Albany & Somerset", 7 Julie 1835, pp. 15–16.
92. Theal, *Em. Docs.*, p. 91; Muller, „Waarom die Groot Trek geslaag het", p. 5.
93. Dat ouere grensboere in nuwe krisistye na drie dekades in die 19de eeu nog aan die ontroerde tye van Maynier en Bresler gedink het, blyk o.a. uit C.O. 2735: ongenommer, Campbell aan Bell, 10 Feb. 1832. Dit was toe dat die grensboere gevoel het dat hul owerheid met hul Nie-Blanke vyande saamgespan het. Oud-landdros Bresler self het die tye ook nog in herinnering geroep toe hy in later jare op Rondgang sy tafelgeselskap wou vermaak met 'n beskrywing „of the ludicrous revolutionary scenes". Kyk C.O. 373: no. 47, Stockenstrom aan Bell, 21 Okt. 1830, p. 407 (mnr. J. C. Visagie het my laasgenoemde verwysing verskaf).
94. L.G. 279: J. A. Rens aan Siv. Koms. Uitenhage, 10 Aug. 1837, bylae in no. 169, 11 Aug. 1837.
95. Brief van 17 Feb. 1839, in Bird, *Annals*, I, pp. 508 en 509.

korrespondent in *De Zuid-Afrikaan* – „daar het niet in de magt des Gouvernements is, om met al deszelfs troepen, hen te beschermen; en dit schynt my toe de *voornaamste beweegreden by de vrouwen te zyn . . .*"[96]

Die kumulatiewe uitwerking van al die elemente wat onsekerheid en onveiligheid veroorsaak het – onbestendigheid van grondbesit, onbekendheid met die landswette, onafgebroke vee- en ander verliese, en wantroue aangaande die wil en vermoë van die owerheid om die grensboer doeltreffend te beskerm –, het 'n atmosfeer van chroniese onrus geskep. Soms het dit in vooruitgeskowe gebiede in paniek oorgegaan, soos G. Jarvis, 'n „Commissionary to the Burgher Force", in die kritieke maand Januarie van 1836 oor die Visrivierstreek getuig: „An extraordinary feeling of panic . . . seemed to pervade the minds of many of the inhabitants . . ." Berigte van betreklik onbelangrike insidente, voeg hy by, „have diffused a general panic throughout nearly the whole of this extensive field-cornetcy. I heard of several who were preparing to move immediately, . . . it appeared to me that they dwelt with an almost gloomy foreboding upon circumstances which, in happier times, would have been laughed at or unnoticed."[97]

So 'n atmosfeer van paniek in uitgestrekte, afgeleë grenswyke sou 'n vrugbare aarde bied vir propageerders van die trekgedagte. Juis in die vroeë maande van 1836 was daar aanduidings dat die eerste bekeerlinge tot die trekgedagte naarstig gepoog het om in wyer kringe hul oortuiging te laat posvat dat grensonsekerheid slegs deur 'n konkrete, positiewe trekdaad beëindig kon word.[98] So sou die trekgedagte begin ontvlam in die trekdaad.

96. Brief gedateer 23 Jan. 1838, in *De Zuid-Afrikaan*, 16 Feb. 1838. Kyk ook J. Boshof se getuienis in Bird, *Annals*, I, pp. 509–510.
97. *I.B.*, no. 503 (1837), p. 338, verslag van Jarvis, 12 Jan. 1836.
98. Kyk Hoofstuk IX.

# VI Oorsake van Die Groot Trek

„Imperialism scattered the revolutionary seeds of Western civilization in haphazard fashion over the surface of the globe and started them on the first phases of their growth. Its most important result, ironically enough, was to rouse against itself the nationalisms – and in some instances even to create the nations – which worked to make its continuance impossible."
R. Emerson, *From Empire to Nation*, Cambridge, Mass., 1962, p. 20.

„Gij hebt, ô Kaapsche Boer! u dus ten lange . . . . . . *leste*,
Onttrokken aan uw land en oude Riebeeks . . . . . . *veste*,
  Geen ingang vond uw klagt, geen luist'ring uw . . *gebed*,
  Gij werdt door Kaffertuig van goed en bloed . . . *ontzet*.
Gij wist in uw gemoed, 'geene uitkomst was te . . *hoopen*, . . ."
„De Uitgewekenen van Port Natal", in J. Suasso de Lima, *Nieuwe Gedichten*, Kaapstad, 1840, p. 174.

„We hope it will not be said . . . that we deserted our Government but that our Government deserted us in not affording us that protection which alone binds a people to it."
J. D. Nell en andere in wyke Visrivier, Koonap en Winterberg, vermoedelik in 1840, pp. 149–150, no. 835 in L.G. 535.

Die Afrikanerboer is ook op geestelike gebied diep deur die Britse beleid geroer. Alhoewel ons tussen geestelike en stoflike terreine onderskei, het hulle (soos in hierdie hoofstuk sal blyk) dikwels baie nou by mekaar aangesluit. In die breë moet twee geestelike strominge ondersoek word: die gelykstelling van die Blanke met die inboorling en daarna die gebrek aan selfregering.

Ons het reeds daarop gewys dat, terwyl die filantrope daarna gestrewe het om differensiasie tussen Blank en Nie-Blank af te skaf, dit om finansiële oorwegings nie moontlik was om dit baie kragtig deur te voer nie. Die mate waarin gelykstelling wel toegepas is, het die Afrikanerboer in sy siel geraak, want differensiasie tussen Blank en Nie-Blank was in minstens drie vername verskille gewortel.

Die godsdiensbewuste Afrikaner wat getrou sy Bybel gelees het, het vroeg reeds op godsdienstige gronde 'n verskil gemaak tussen die Nie-Blanke Heiden en die Blanke Christen. Dit het 'n inherente deel van sy bestaanstryd as grensboer geword. Dat sy God in sy stryd aan sy kant gestaan het, het 'n inspirasie aan die grensboer verleen om te volhard. Teen die uitgang van die agtiende eeu is die benamings „Christen" en „heiden" as sinonieme vir Blanke en Nie-Blanke deur die Afrikaner gebruik.[1] Dit is egter nie raadsaam om op

1. Vgl. verder Muller, *Britse Owerheid*, p. 76.

grond van enkele voorbeelde te sterk te veralgemeen nie. Goewerneur Janssens verneem van 'n grensboer wat die Hottentotte as die vervloekte afstammelinge van Cham beskou, en sy verdere gevolgtrekking is: „dus ter dienstbaarheid en mishandeling door een almagtigen God zijn gedoemd".[2] 'n Moderne sielkundige wat ook 'n historiese studie daarvan gemaak het, waag die verklaring dat die grensboer sy beweerde reg om oor die heiden rondom hom gesag te voer, op godsdienstige gronde gebaseer het. „They fell outside the pale," lui MacCrone se stelling, „and their claims, therefore could never compete on equal terms with those of the Christian group. The idea that Christians and non-Christians were, in any sense, equal, even before the law, or that an offence by a Christian against the person or property of a non-Christian should be taken as seriously or be dealt with as vigorously as a similar offence by a non-Christian, was entirely foreign to frontier mentality."[3]

Die fisiese verskille tussen die Europese en inboorlingrasse was 'n verdere grond waarop differensiasie gebaseer is. Van die opvallendste verskille is die kleur van die vel en die voorkoms van die hare. In 1788 reeds kom ons 'n geval teen waar burgers geweier het om onder 'n korporaal te dien „vermits denselven Swartagtig van Couleur, en van Heydenen afkomstig zou zyn."[4] Die hoë amptenaar W. S. van Ryneveld verduidelik in 'n memorandum oor toestande in die Kolonie net voor die eerste Britse verowering daarvan dat die burgers van Kaapstad en omgewing in ses militêre eenhede („companies") verdeel is, maar dat enige jare tevore alle „bastards and mistiches" in 'n aparte eenheid gegroepeer was.[5]

'n Sosiale klasseverskil was die derde komponent van ongelykheid tussen Blank en Nie-Blank. In die oë van die Afrikaner was daar dikwels 'n groot gaping tussen die meester en sy bediende, die slaaf of Hottentot. Dat die gebruik van die woorde „baas" en „meid" in die jare sewentig van die agtiende eeu in hul huidige betekenis posgevat het, dui daarop dat dié maatskaplike verskil toe reeds aan die Kaap ingeslaan het. Om as werknemer op te tree, het in baie gevalle beteken dat die persoon hom tot die slawe of Hottentotarbeidersklas verneder het. Die skeepskaptein De Jong verklaar kategories dat weinige Blankes „zullen een hand aan den landbouw slaan of den arm in het pakhuis gebruiken; 't is slavenwerk! waar zijn de slaven voor? is het andere woord."[6]

2. Sien Janssens se brief aan De Mist uit Algoabaai op 12 Mei 1803, in *Bel. Hist. Dokt.*, III, p. 219. Daar moet in ag geneem word dat Janssens nou nog sterk onder filantropiese invloed was.

3. *Race Attitudes in South Africa, Historical Experimental and Psychological Studies*, Londen ens., 1937, p. 127.

4. Aangehaal deur MacCrone, p. 133.

5. Theal, *R.C.C.*, I, p. 249.

6. C. de Jong, *Reizen naar de Kaap de Goede Hoop, Ierland en Noorwegen, in de jaren 1791 tot 1797*, Eerste Deel, brief gedateer 20 Des. 1792, Haarlem, 1802, pp. 134–135. Kyk ook *ibid.*, brief gedateer 20 Januarie 1793: „Maar geene ambachtslieden werken.

Die ingewikkelde verhouding tussen die Afrikaner-grensboer en die Nie-Blanke het dwarsdeur die agtiende eeu en die vroeë negentiende eeu uitgekristalliseer; en uiteindelik was dit die grondslag waarop die hele maatskaplike struktuur van die Oosgrensgemeenskap gerus het, en in so 'n mate dat dit daarsonder nie as 'n Europese gemeenskap kon voortbestaan nie.

Uit briewe van een van die penvoerders van die burgerstryd teen W. A. van der Stel straal reeds baie vroeg in die agtiende eeu die gevoel van bedreiging van die nog klein Blanke gemeenskap vanweë die Nie-Blankes. Vryburger Adam Tas skryf aan die Here XVII oor die vrees van die burgers dat, terwyl hulle deur die amptenare verdruk word, die Hottentotte daarin sou kon slaag om „alle de christenen, soo goede als quade, sonder onderscheijd op 't lijf vallen en ons verdelgen". Dan voeg Tas, aangaande die slawe, by dat van hulle ook nie veel beter verwag kan word nie, en vry minder van al die soorte Gekleurdes „onder ons woonende en met Europeaanse en Africaanse Christenen door huwelijken en andere vermengingen vermaagdschapt, dewelcke in vermoogen, getal en hoogmoet t' onser uijterste verwondering aangegroeid, en neffens de Christenen tot allerhande wapenhandeling en krijgsoefening toegelaten, geven ons nie duijsterlijk door haar trotze bejegeningen te kennen dat se ons haar slag waarnemende, wel den voet op den nek souden konnen en willen setten". Eindelik volg 'n ietwat onduidelike sinspeling dat die „swart volkje doorgaans voorgetrokken en bevorderd wierd" ten nadele van die „Christelike onderdane" van die State-Generaal. In hierdie heel vroeë jare, toe die grensbewoners nog betreklik ná aan die Skiereiland gewoon het, kry ons dus uit die pen van 'n plattelander die bewustheid van verskille in kleur wat ook rasseverskille en godsdiensverskille aandui.[7]

Toe in die jare negentig van die agtiende eeu die boer in die afgeleë oostelike grensdistrikte tussen groot getalle Hottentotte verkeer het, tref ons heftige reaksies aan oor die gebrek aan voldoende differensiasie tussen Blank en Nie-Blank. Alhoewel die Hottentotte soms 'n belangrike rol gespeel het in die vroeë oosgrensoorloë, het van die grensboere beswaar gemaak teen die skenk van gebuite vee aan hulle. Kort daarop het die opstandige grensboere daarop aangedring dat die Hottentotte nie langer vuurwapens moes hanteer nie, dat hulle die Hottentotte in hul diens self moes kon verhoor en straf, en

De slaven doen alles; bakkers-slaven bakken, kleermakers slaven naaijen; schilders-slaven verwen; die der timmerlieden timmeren, en de bazen zijn heeren en rijden maar" (p. 148). Dié Nederlandse skeepskaptein was egter slegs met die Kaapse Skiereiland en sy onmiddellike omgewing persoonlik vertroud. Waar hy hom oor Blanke en Nie-Blanke verhoudings in grensstreke uitlaat, skyn hy filantropies georiënteerd te wees (brief gedateer 1 Mei 1793, pp. 192–194). Vir 'n verdere bespreking hiervan vgl. Van der Merwe, *Die Trekboer in die Geskiedenis van die Kaapkolonie,* pp. 186–187.

7. Aangehaal en weergegee deur A. J. Böeseken in *Simon van der Stel en sy Kinders,* Kaapstad ens., 1964, p. 183, uit Kol. Arch., 4035: Derde Deel der Brieven en Papieren van de Cabo de Bonne Esperance overgecomen in 1707, p. 1035 (verso), in R.A.

dat die Morawiese sendelinge nie langer onderwys aan die Hottentotte moes gee nie.[8] Volgens die Morawiese sendelinge self het rebellerende Swellendammers verklaar dat hulle die onderrig van Hottentotte nie langer sou duld nie, aangesien daar baie Christene was wat dit nie ontvang nie en „it is not proper that the Hottentots should be made wiser than the Christians, but they must remain what they were formerly".[9] Die bekende sendeling Van der Kemp skryf aan die begin van die negentiende eeu dat grensboere kla dat Hottentotte „were instructed by us in reading, writing and religion and thereby put upon an equal footing with the Christians; especially that they were admitted in the Church of Graaff-Reinet . . ." Toe is daar besluit om dienste vir Hottentotte elders te hou.[10]

Differensiasie tussen Blank en Nie-Blank is minstens twee geslagte voor die Groot Trek onder die hoogste geestelike waardes van die grensboere gereken. Gelykstelling moes dus hartstogtelike reaksies uitlok. MacCrone verklaar tereg dat die wortels van die Groot Trek gesoek moet word „in the history of race contacts and the development of race attitudes during the eighteenth century".[11] 'n Franse geskiedkundige, H. Dehérain, spreek ook die mening uit dat „Les faveurs accordées par le gouvernement britannique aux gens de couleur, faveurs que les Boers considérèrent comme incompatibles avec leur propre existence, furent la cause de cet exode".[12] Hierdie menings word deur 'n Voortrekker bevestig. „'t Hoofdbezwaar," sê Karel Tregardt, „tegen de aanstaande nieuwe gang van zaken was de gelijkstelling van kleurlingen met de blanken."[13]

Die ingrypende inwerking van differensiasie het die drie vername verskille tussen Blank en Nie-Blank, waarin die ongelykheid gewortel het, na vore gebring. Die Voortrekkervrou Anna Steenkamp het die reaksie van die Afrikaner op die aantasting van sy godsdiensopvatting hier die sterkste in haar bekende woorde saamgevat: „De schandelijke en onregvaardige handelwijs van de vrijhijt van onser slaven en nogtans heeft de vrijhijt ons so seer niet ver-

8. Muller, *J. F. Kirsten oor die toestand van die Kaapkolonie in 1795*, Pretoria, 1960, p. 60; Marais, *Maynier and the First Boer Republic*, Kaapstad, 1944, pp. 52–53.

9. Dagboek van die Morawiese sendelinge, 20 Julie 1795, afgedruk in *Quarterly Bulletin of the South African Library*, VIII, no. 2, Des. 1953, p. 57.

Vgl. die toestand op die Noord-Amerikaanse grens. 'n Gesaghebbende skryf dat godsdiens daartoe meegehelp het om betekenis aan die moeilike grensbestaan te verleen. „The hazards of a wilderness occupied by hostile Indians," verklaar R. E. Riegel, „became more supportable if one felt that God watched over each of his creatures. Incidentally a strong Christian could feel that, since the Indian was an unbeliever, his destruction was a victory of right over the powers of darkness." (*America Moves West*, 3de ed., New York, 1957, p. 107).

10. Marais, *Maynier and the First Boer Republic*, p. 127.

11. *Op. cit.*, p. 136.

12. In *La Géographie*, XI, no. 5, 15 Mei 1905, p. 337, „L'attraction physique et économique du Natal sur les Boers".

13. Preller, *Vm.*, II, p. 4.

dreven als de geleijkhijt de gelijkstelling met de Christenen, strijdig met de wetten van God en het natuurlik onderschijt van afkomst en geloof. Dat het onverdraaglijk was voor elk fatsoenlijk Christen onder sulk een last te buijgen waarom wij dan ons liever verwijderen des te beter ons geloof en leer in suyverheijt te behouden."[14] As die oudste kind van François Retief, die oudste broer van Piet Retief, het sy in vooraanstaande Trekkerkringe beweeg. Sy was goed ingelig en het haar herinneringe reeds op 46-jarige leeftyd kort na haar aankoms in Natal (1843) aangeteken. Die betroubaarheid van haar herinneringe moet dus hoog aangeskrewe staan.[15]

'n Soortgelyke uitgesproke mening kan nie onder kontemporêre getuies teruggevind word nie. Dat die gebrek aan differensiasie op godsdienstige gronde 'n rol in die veroorsaking van die Groot Trek gespeel het, kan egter van ander kontemporêre getuienis afgelei word. In die oosgrensgemeente Uitenhage tref ons ernstige besware aan teen die gelykstellingsbeleid in die Hollandse Kerk. Die predikant was 'n Skot, ds. Alexander Smith, en in die kerkraad het gedien as ouderling, J. J. Uys (die vader van die Voortrekker Piet Uys), as nog 'n ouderling, J. A. Landman ('n ouer broer van die Trekkerleier Karel Landman), en as diaken Karel Landman self.[16] Die twee ouderlinge het reeds vroeg in 1837 getrek en die diaken laat in dieselfde jaar; en voor en na hulle het 'n breë stroom Voortrekkers uit Uitenhage gevloei. Ons verneem dat daar op 'n kerkraadsvergadering gehou op 7 April 1834 te kenne gegee is „dat er een groote ontevredenheid onder die gemeente plaats vindt om dat Houwelyksgeboden van Hottentots in de Kerk afgekondigd worden en in bezonder om dat hen de namen van Jongemannen en Jongedochters gegeven werden".[17]

Die resident-magistraat aan wie die gevoelens van die gemeente meegedeel is en wat ook versoek is om van die besware uit die weg te ruim, het drie dae later geantwoord dat, aangesien Ordonnansie No. 50 en die Bevel van die Koning-in-rade van 1829 die Hottentotte op absolute gelyke voet met die Blanke Britse onderdane plaas, die gewone kerklike gebruike i.s. huweliksvoornemens ook op hulle van toepassing gemaak moet word. Aan hulle moet presies dieselfde regte as aan Blankes in dieselfde posisie verleen word en geen afwyking van die algemene reëls kan deur hom goedgekeur word nie. „I am satisfied," beklemtoon hy, „that the Banns of Marriage of all persons should be published in the Church." Die regering kan egter goedkeur dat ander benaminge gebruik kan word, in plaas van Jongeman en Jongedogter, in gevalle waar die sedelike lewe van pare swak bevind is.[18]

14. „'n Paar Saamwerkers", *Die Dagboek van Anna Steenkamp*, Pietermaritzburg, 1939, p. 10. Vgl. ook die teks wat in die Potchefstroomse Museum berus, goedgunstiglik deur prof. D. W. Krüger onder my aandag gebring.

15. Thom, *G.M.*, p. 53.

16. Uitenhage 1/1: Kerkraadsnotule, 1817–1842, o.a. pp. 123–150 (K.K.A.).

17. *Ibid.*, p. 146.

18. Uitenhage 2/1: Kladnotule met bykomende briewe ens., Hudson aan ds. Smith, 10 April 1834, oorspronklike, bladsye ongenommer.

Die aangeleentheid het nou die hoogste regeringskringe bereik, waar die Goewerneur die advies van die Prokureur-generaal ingewin het. Laasgenoemde het die benaming „ongehuud" voorgestel. „With regard to the not permitting the Banns of Marriage of Hottentots to be published in Church," bevestig hy, „such an idea cannot be entertained for a Moment".[19]

Met hierdie finale antwoord van die regering aan die gemeente van Uitenhage was van die gemeentelede nie tevrede nie. Sowat 'n jaar later word 'n versoekskrif uit Olifantshoek ('n wyk wat deur die Groot Trek feitlik ontvolk is) aan die Uitenhaagse kerkraad in die kerkraadsnotule vermeld. Dit bevat 'n klag „over de afkondiging van Huwelyksch voorstellen en het bevestigen van Huwelyke band der Hottentoten in de Kerk". Die beswaardes, wie se klag nou skynbaar nog verder strek, word nou na die eerste ringsvergadering verwys, wat in November 1835 te Graaff-Reinet gehou sou word.[20] Aangesien geen beswaar by die ring teruggevind kan word nie, is die waarskynlikste verklaring van die uitkoms van dié aangeleentheid dat die beswaardes, in die besef dat hul inderdaad met regeringsbeleid te kampe gehad het en dat die gelykstellingsbeleid, ook in hul eie kerk, nie gewysig sou word nie, die land verlaat het. En tot dié beslissing sou die boer se godsdiensopvatting waarteen die gelykstellingsbeleid in die Kerk lynreg ingedruis het, wel 'n rol gespeel het.

Dat hierdie gelykstellingsbeleid in die Kaapse Kerk ook beswarend elders in die Kolonie ingewerk het, blyk uit enkele ander voorbeelde. Die *Quaker* James Backhouse het op 'n buitepos in die gemeente Swellendam in Oktober 1838 gevind dat besware teen prediking aan Hottentotte in dieselfde gebou as Blankes ingebring is. In afwesigheid van dr. Robertson, die predikant, het 'n toegewyde jongman in 'n klein kerkie as prediker opgetree. Nadat hy die oggenddiens vir die Blankes gehou het, het hy versoek dat die Hottentotte in die namiddag in die kerkie moes vergader. Sommige van die lidmate wat meegewerk het om die gebou op te rig, vertel Backhouse, „were much disturbed at the idea of the Hottentots coming into the 'kerk'; and they afterwards got up a protest against their being allowed to assemble there". Met die daaropvolgende geleentheid het die prediker aangetoon dat dit sy plig was om ook 'n boodskap aan die Hottentotte te bring „as fellow-heirs of salvation . . ." Nou het hy daarop aangedring dat die persone wat beswaar gemaak het dat Hottentotte toegelaat word, hom in die konsistorie moes ontmoet, sodat hul besware, tesame met hul name, in die kerkboeke aangeteken kon word. Twintig persone het dit gedoen en daar was rede om te glo dat daar nog ander persone was van dieselfde gesindheid maar wat nie bereid was om hul besware te laat registreer nie. Backhouse rapporteer dat daar ook sommige ten gunste van toelating van die Hottentotte was. Die prediker het toe die Hottentotte aan die buitekant van die konsistorie opgeroep en na die konsistorie self die Blan-

19. *Ibid.*, Brink aan Hudson, 6 Mei 1834, met bylae, mening van Oliphant, 30 April 1834.
20. Uitenhage 1/1: Kerkraadsnotule, 1817–1842, p. 157 (6 Julie 1835).

ke lidmate uitgenooi wat begerig was om teenwoordig te wees. Omdat meer Blankes opgedaag het as waarvoor die konsistorie ruimte gehad het, het die orige Blankes aan die buitekant van die Hottentotte plek ingeneem.[21]

Alhoewel ons die bovermelde beswaar nie kon terugvind in die kerklike stukke wat in die Swellendamse gemeente bewaar gebly het nie, het ons geen rede om die basiese juistheid van die *Quaker* Backhouse se verslag te betwyfel nie. Naas Beaufort-Wes was Swellendam miskien die westelike distrik waaruit die meeste Voortrekkers geëmigreer het; en dr. Robertson was juis algemeen daarvoor bekend dat hy hom beywer het om talle gekleurde lidmate daar aan te neem en dat hy daarby toegesien het dat hulle „onaangezien kleur of afkomste . . . in alle Christelike voorregten" gedeel het.[22]

Dat sommige Swellendammers inderdaad hieroor getrek het, blyk uit 'n verslag van J. Kretzen, 'n rondgaande sendeling in die gemeente, sewe jaar later uitgebring aan die kerkraad. In Mei 1845 reis Kretzen na Anysberg en op dié plaas tref hy 'n huisvrou aan wat kla oor die parmantige luiheid van die Gekleurdes en in 'n argument later beweer sy: „het staat toch ook in den Bijbel, dat dat Volk ons dienen moet." Waar kon sy egter nie sê nie.[23] Die volgende paar dae tref Kretzen in baie plaashuise 'n algemene ontevredenheid aan „dat de gekleurden met ons in de Kerk gaan, en hunne Kinderen daar in gedoopt worden en met ons het Avondmaal gebruiken . . ."[24] Hy het geswyg, maar die daaropvolgende Sondag Johannes 10 vers 16 as teks geneem om, soos hy dit stel, die mense te probeer oortuig van hul verkeerdheid.[25] Met uitsondering van 'n paar, was alle toehoorders hieroor ontevrede en het met hom geargumenteer totdat hulle skynbaar versoend geraak het. Op sy verdere reis kom Kretzen by 'n huis aan waarvan die man en vrou sy Sondagdiens bygewoon het. Die man spreek die sendeling weer teen en sê: „Dat Volk hoort niet bij ons in de Kerk, zij behoren alleen te zijn". Op verdere argumente voeg die man by dat as Kretzen so praat, niemand hom meer sal ontvang nie. Uiteindelik maak die vrou die Swellendamse kerkraad sleg (en haar man stem daarmee saam) en gaan verder: „dat al haar leven daar zoo slechte Kerkeraad geweest is, en uit die oorzaak had haar Vader deze Colonje ver-

21. Backhouse, *A Narrative of a visit to the Mauritius and South Africa,* Londen, 1844, pp. 118–119; sien ook Backhouse, *Extracts from the journal of James Backhouse . . . to South Africa,* 7th Part, Londen, 1840, pp. 27–28 (29 Okt. 1838).
22. Swellendam 3/8: memorie deur C. Hermans en andere aan Kerkraad, 11 Feb. 1856 (K.K.A.).
23. Swellendam 3/8: Kretzen aan Kerkraad, 4 Julie 1845, p. 1. Op gesag van ds. G. L. van Heerde se *Twee Eeue van Sendingwerk* (Kaapstad, 1952, p. 85) beskryf prof. C. J. Kriel (*Die Geskiedenis van die Nederduitse Gereformeerde Sendingkerk in Suid-Afrika 1881–1956,* p. 41) Kretzen in 1845 as pas toegelate godsdiensonderwyser onder die ring van Swellendam. Uit Swellendam 3/8 blyk dit dat hy sy werk as rondgaande sendeling in Swellendam op 17 Januarie 1844 begin het.
24. *Ibid.,* pp. 4–5
25. „Ek het nog ander skape wat nie aan hierdie stal behoort nie. Ek moet hulle ook lei, en hulle sal na my stem luister, en dit sal wees een kudde, een Herder."

laten." Sagte woorde van die sendeling was nutteloos. Van diegene daar teenwoordig het nog meer persone met die vrou saamgestem.[26]

Met die toename in die aantal gekleurde Christene, veral gedurende die tweede en derde dekades van die negentiende eeu, het die gesamentlike bediening van die Nagmaal besware uitgelok. Sekere kerkrade het voorkeur begin gee aan die afsonderlike bediening van die sakramente aan Blank en Gekleurd. Hoeveel kerkrade so gehandel het, en hoeveel kerkrade van grensgemeentes daaronder was, kan ons nie vasstel nie. Ons kan egter aanneem dat daar ook lidmate was uit gemeentes waar die kerkrade tevrede was om die sakramente gesamentlik te bedien wat besware daarteen gehad en dit somtyds geopper het.

Op die sinode van die Kaapse kerk is die kleurkwessie vir die eerste keer in 1829 pertinent bespreek. 'n Beskrywingspunt van die kerkraad van Swartland het voor die vergadering gedien: „Of personen van de kleur, die door het doen van de belydenis en de toediening van den H. Doop tot leden van de Kerke zijn aangenomen – gelijk met geborene Kristenen het Avondmaal zal bediend worden". Dieselfde aangeleentheid is reeds in April 1829 op die Eerste Ringsressort bespreek, toe besluit is „dat men, volgens de leer des Bijbels en den geest des Christendoms, verpligt is zoodanige persoonen *tegelijk* met geboren Christenen tot het Avondmaal toe te laten".[27] Die ringsbesluit het meegebring dat meer gemeentes 'n uniforme gebruik sou moes handhaaf. Dáár sou dit voortaan nie meer mog geskied dat Hottentotte, basters, vry swartes en slawe eers nadat die gebore Blanke Christene Nagmaal klaar gebruik het, daartoe toegelaat word nie.

Dié kwessie is op die Sinode van 1829 bespreek en die kommissarisse-politiek, sir J. A. Truter en D. F. Berrangé, het uitdruklik verklaar dat hulle die voorstel „oordeelen te wezen derogatoir aan de waardigheid van den Kristelyken Godsdienst, volgens welks leer geen onderscheid of aanzien van perzoonen by het bedienen en ontvangen van het Sacrament des Avondmaals mag worden erkend; dat de beslissing op zoodanige punt derhalve een twyfel zoude veronderstellen die niet bestaan kan . . ." Die verteenwoordigers van die Staat het selfs hul verwondering oor die voorstel voor die Sinode uitgespreek. Eenparig het die Sinode besluit om „te verklaren, dat men dit voorstel tot geen onderwerp van deliberatie of beslissing by de Synode behoord te maken, maar hetzelve als een onwrikbaren stelregel op het onfeilbaar woord van God gegrond behoord aan te merken; dat by gevolg alle Kristen Gemeenten en elk Kristen in het byzonder verpligt is ooreenkomstig dezelve te denken en te handelen."[28]

26. Swellendam 3/8: Kretzen aan Kerkraad, 4 Julie 1845, pp. 4–7.

27. C. J. Kriel, *Die Geskiedenis van die Nederduitse Gereformeerde Sendingkerk in Suid-Afrika 1881–1956*, p. 55 en noot. Vgl. verder A. P. Smit, *Gedenkboek van die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Swartland, Tweede Eeufees (1745–1945)*, Kaapstad, 1945, p. 296 vlg.

Deur dié sinodebesluit is herbevestig dat aan alle Nie-Blanke Christene in alle grensgemeentes hul lidmaatskapregte verseker word. Dit sou lynreg teen die opvatting van verreweg die meeste grensboere indruis: Nie-Blankes wat deur doop en aanneming Christene geword het, moes *nie* met „gebore Christene" gelyk gestel word nie. Daar was grensboere wat die Nie-Blanke as sonder siel of vervloek beskou het en dus alle sendingwerk teengestaan het;[29] daar was egter baie ander wat glad nie so 'n mening gehuldig het nie en sendingwerk onder Nie-Blankes op verskillende maniere gesteun of bevorder het.[30] Laasgenoemdes was in die reël glad nie ten gunste van gelykstelling in hul Kerk nie. Hulle het skriftuurlike gronde daarteen in hul Bybels gevind en hulle nie lig van die teenoorgestelde laat oortuig nie. Baie en ernstige bedenkings is deur hulle gekoester of die talle Nie-Blanke bekeerlinge sonder meer in die Blanke Christengemeentes op gelyke voet opgeneem moet word; volgens hulle oortuiging was die lewe (en veral op sedelike vlak) van die nie-gebore Christene daarvoor nog te bedenklik. In elk geval sou hulle glad nie wou sien dat soveel Nie-Blanke Christene die gevestigde Blanke kerke sou volpak nie.

28. A. Dreyer, *Boustowwe vir die Geskiedenis van die N.G. Kerke in Suid-Afrika,* III, 1804–1836, pp. 315–316. Sien die oorspronklike Acta Synodi, 1829, in S 1/3, p. 317 vlg. (K.K.A.).

29. Daar was verskillende verklarings vir teenkanting teen sendingwerk. Van die Oor-Vaalse grensboere het David Livingstone in 1852 verklaar „the general belief they entertain (is) that black people are soulless" (Schapera-ed., *Livingstone's Missionary Correspondence 1841–1856,* Londen, 1961, aan Tidman, 2 Nov. 1852, p. 232). 'n Halfeeu vroeër het eerw. A. A. van der Lingen (vader van die bekende ds. G. W. A. van der Lingen) aan die Direkteure van die Londense, Rotterdamse en Z.A. Sendinggenootskappe aangaande die Graaff-Reinetse grensboere geskryf: „Niet tegenstaande anderen door den Haat die zij tegen de Heidensche Natiën hebbe, mij lastig vielen door vraagen of de Heidenen wel behoorde onderweesen te worden, in den Godsdienst, of het wel mogelijk was, dat zij tot God konde bekeerd worden, en of ze niet vervloekt waaren, en wat dies meer is, het welk zeer lastig viel, door dien het zelfde, mij op zoo veele differente plaatsen gevraagd wierd, dog aan de andere kant geleegenheid gaf, om dezulke van haare dwaalinge te rug te brengen" (gedateer 5 Feb. 1802 in S.A.S.G. 2/3: Inkomende Briewe van A. A. van der Lingen, 1800–1805, K.K.A.). Dat van die Britse Setlaars, na nog nie 'n kwarteeu op die Kaapse Oosgrens, soortgelyke menings gehuldig het, blyk uit J. M. Bowker se brief aan 'n vriend in Engeland ongeveer die einde van 1842: „A *savage* is not to be made a Christian of, and civilization . . . must make great advances among them before they can ever understand or appreciate the doctrines of Christianity . . . it is a hopeless case, and a thankless office, to endeavour to instil genuine Christianity into the mind of a thorough savage, such as the Kafir" (*Speeches, Letters and Selections from important papers of the late John Mitford Bowker,* Faksimilee-herdruk, Kaapstad, 1962, pp. 109 en 110).

Dat onder die Noord-Amerikaanse grenskoloniste dieselfde houding aangetref is, blyk o.a. uit D. E. Leach, *The Northern Colonial Frontier 1607–1763,* New York ens., 1966, pp. 185–186 en 190.

30. J. du Plessis, *A History of Christian Missions in South Africa,* Londen, 1911, p. 107 vlg.; F. A. Steytler, „Dag Verhaal van Eerw. Erasmus Smit", 1815, en andere dokumente in *Hertzog-Annale,* jg. V, Des. 1956, pp. 116–117.

Dit kon ook standaarde verlaag – so het hulle gemeen – en aldus die karakter van die kerk ten kwade verander. Met die nuwe Nie-Blanke lidmate wou hulle in elk geval nie verplig word om te meng nie. Liefs wou hulle nie in dieselfde kerkgebou (en veral nie deurmekaar nie) dieselfde erediens bywoon nie; en beslis nie die sakramente met hulle deel nie.[31] En aangesien die Afrikaanse grensboer nou geen bevrediging van Kerk en Staat kon kry nie, sou hy trek.[32]

Behalwe die vername godsdiensverskil, het gelykstelling die Afrikaner ook die rasse- en maatskaplike verskille waarop differensiasie gebaseer is, sterk laat aanvoel. Die blanke meester het die plasing van die swart slaaf, die gekleurde Hottentot en die persoon van gemengde bloed op gelyke voet met homself as 'n groot vernedering beskou. Onder hul redes vir emigrasie noem die Natalse Trekkers in November 1838 aan Napier „die aanstotelyke en voor ons vernederende Ordonnantie No. 19, en vele daarop gevolgd zynde wetten . . ."[33] „Wy zoodanige regulatien zullen vaststellen," sê Retief in sy Manifes, „die . . . de behoorlyke betrekking tusschen meester en dienaar zullen bewaren".[34]

Uit vier uithoeke van die Kolonie word getuienis gelewer dat ook hierdie aspekte van gelykstelling hewige reaksies van boerekant uitgelok het. In 1837 skryf die Britse reisiger kapt. Alexander aan D'Urban dat hy by die Klein-Bergrivier 'n boer, C. Smit, teengekom het wat hom soos volg uitgelaat het: „What a Governt. is this English one, who would live under it if they cd.

31. Dat hierdie soort van besware nog wyer versprei was, blyk uit gebeure in die Stellenbosse gemeente (hoewel dit skynbaar glad nie in die Kerkraadsnotule vermeld is nie). By twee doopgeleenthede het van die Blanke lidmate in so 'n mate aanstoot geneem oor die aanvaarding deur ds. Herold van dopelinge van gekleurde moeders wat 'n baie aanstootlike lewe sou gelei het, dat talle Blankes uit die diens gestap het. Vgl. die brief deur „Tien uit de Gemeente", en *De Meditator* van 20 Maart 1838. Dit word deur die dagboek van eerw. P. D. Lückhoff bevestig. Die Rynse sendeling vertel dat ds. Herold sy optrede sou geregverdig het op grond van 'n regeringsbevel dat hy Gekleurdes moes doop. Van die beswaardes het so sterk gevoel oor die saak dat hulle Lückhoff skriftelik wou versoek om vir hulle in die week te preek (oorspronklike dagboek van eerw. Paul Daniel Lückhoff, met Afrikaanse vertaling, Private Argief, ongeorden, K.K.A.).

32. Latere president J. Boshof, toe nog amptenaar in Graaff-Reinet, skryf op 17 Februarie 1839 van daar aan die redakteur van *The Graham's Town Journal* dat hy onder die mindere redes wat grensboere tot trek beweeg het o.a. wil gee: „That the blacks are encouraged to consider themselves upon an equal footing with the Whites in their religious exercises in church, though the former are heathens and no members of such church or community, because they have already been married by the ministers of the reformed congregations in church at the same time with members of that congregation, and by the same forms, thereby showing a disrespect for the religious institutions of the people" (Bird, *Annals of Natal*, I, p. 512). Die feit dat Boshof dié oorweging ook in die kringe waarin hy beweeg het, aangetref het, toon hoe algemeen in die Kolonie dit moet gegeld het, alhoewel dit moontlik in Graaff-Reinet nie so belangrik was nie. Kyk verder Hoofstukke VIII en IX hieronder.

33. *De Zuid-Afrikaan*, 7 Junie 1839, ook afgedruk in *Not. Natalse Volksraad*, p. 264.

34. *De Zuid-Afrikaan*, 17 Feb. 1837, gedateer 22 Jan. 1837 (oorspronklik in Engelse vertaling in *The Graham's Town Journal*, 2 Feb. 1837).

help it! . . . they disgrace themselves as White men . . . and send us out their own children as slaves . . . I wont live under such a Govern. but mean to *trek*."[35]

'n Jaar later benadruk P. J. Swanepoel aan die siviele kommissaris en resident-magistraat van Beaufort-Wes dat die Afrikaanse burgers die onreg hulle deur gelykstelling aangedaan, baie sterk aantrek. Provisie-veldkornet H. Oosthuysen het opgetree teenoor parmantige Hottentotte wat geweier het om Swanepoel se plaas te verlaat en moes as gevolg daarvan voor die magistraat verskyn. Swanepoel vra nou vir Meintjes om die saak af te wys, want as Oosthuysen gestraf sou word, dan sien die inwoners „bebliek dat hier Voor de burgers geen reg meer ben. Maar alleenlijk Voor de Swarte". Dit is hieroor dat die mense emigreer: „dat Weij geen reg meer hebbe op onse Eijgendom, dat de Swarte doenen kan Wat of sij Wel en Weij moeten daaronder gebukkend gaan om reede dat hier geen reg Voor ons meer te vinden is." Indien die Hottentotte in die gelyk gestel word, verklaar Swanepoel, „sal weij genootsaak Weesen om onse Eijgendomen te verlaate en ook Wegtetrekken; Want u Weet niet hoe dat de Swarte met ons handelen en over ons heerschen". Ten slotte beklemtoon hy weer dat „als dat sl(e)g uijt Valt dan kan u gedenken dat u de menschen sal tot trekken brengen sonder Eijnde" want dan sal hulle verplig wees om publiek bekend te maak „dat hier geen Reg meer Voor ons is in dit land".[36]

Uit die refrein dat daar vir die burger geen reg meer is nie, maar slegs vir die Swartes, straal helder die geskokte verontwaardiging van die Afrikaanse grensboere.

In Julie 1836 skryf P. Retief openhartig aan Jarvis, 'n betroubare vriend en simpatiseerder, om die mening van die inwoners van sy wyk mee te deel. Die antwoord lui: „Weij gelooft dat weij in Engeland so veragtelik gekend word dat wij nu moed leijden dat de gecoleurde classen na dat se ons van goed en (bloed) berooft hebben, seer reijk beloond word. En weij kan nog sal onse coleur ter veragting van (ons) Maaker en (ter wille van) teijdelik geluk niet verandere . . . En wad nogal het ergst, geen tweijvel meer voor ons of seij (die gekleurde klasse) sullen nog beij alle deese beij het Goever-

35. Notes on the N.W. Frontier of the Colony, 2 Okt. 1837, D'Urban Papers, VIII, no. 45. Dit sien op die jeugdige emigrante deur die „Children's Friend Society" kort tevore na die Kaapkolonie uitgestuur. Sien I.B., no. 323 (1840). Uit Kaapstad berig eerw. J. W. Sanders op 13 Januarie 1840 aan die sekretaris van die „Society for the Propagation of the Gospel" in Engeland dat Stellenbosse boere nie die ingeboekte Blanke seuns kerk toe bring nie omdat hulle nie gewoond was om dit met hul slawe te doen nie. Die jeugdige emigrante word dus as behorende tot die arbeidersklas beskou en behandel (C. T. Wood, „An Experiment that failed", *Quarterly Bulletin of the South African Library*, VI, no. 4, Junie 1952, p. 119). Vgl. die handskrifte in die Argief van die Universiteit van die Witwatersrand, Johannesburg.

36. Beaufort-Wes se Argief, 9/61: Letts. Rec., Private Individuals, 1834–1849 (gedateer 19 Nov. 1838; my punktuasie).

nemind in Engeland waardig geagt worden als overheersters over ons gesteld te worden."[37]

Uit die suidelike flank van die Oosgrens getuig veldkornet Carel Valentyn Buchner van Onder-Boesmansrivier dat bykans alle ou inwoners in sy wyk hulle nou gereed maak om te trek. „Ik gaan nu begin te denken ik in de loop van aanstaande jaar geen 30 man en de wijk hebben sal maar so veel te meer diven en rond zwervende vagenbonden." Buchner, wat tot dusver hard probeer het om die Voortrek te keer, beken nou „dat ik ook al begennen te denken de menschen en hun voor neemens slaagen sal, de tomelose gedrag der Zwarten al hier is strijdig met den murg der Africanders en dat alleen en niet anders Zijn de bewegende oorsak van verhuijsung".[38]

Dat die Afrikaanse boer geen geleentheid gehad het om sy besliste oortuigings oor die verhouding tussen Blank en Nie-Blank in die bestuur van sy land toe te pas nie, het hom diep gegrief. Alhoewel sy nasionale bewussyn op die vooraand van die Groot Trek nog geensins volwaardig ontluik het nie, kon die nasionale ontwaking wat reeds plaasgevind het, nie, as gevolg van die gebrek aan selfregering, behoorlik uitgeleef word nie.

Afrikanernasionalisme het baie langsaam ontkiem en uitgespruit.[39] Aange-

37. Aangehaal deur Franken in *Piet Retief*, pp. 363–4, uit M.O.I.B. 2/719.
38. L.G. 279: no. 169, bylaag, Buchner aan Siv. Kom. Uitenhage, 4 Aug. 1837.
39. Dit is moeilik om te bepaal wat nasionalisme presies behels. Daar is 'n besonder uitgebreide literatuur geproduseer deur geleerdes wat 'n groot deel van hul navorsing daaraan gewy het; en vanselfsprekend bestaan daar heelwat verskil van mening.

Hans Kohn se definisie lui: „Nationalism is a state of mind, in which the supreme loyalty of the individual is felt to be due the nation-state." Dan gaan hy verder: „Nationalities . . . are groups of the utmost complexity and defy exact definition. Most of them possess certain objective factors distinguishing them from other nationalities like common descent, language, territory, political entity, customs and traditions, or religion . . . Although objective factors are of great importance for the formation of nationalities, the most essential element is a living and active corporate will. It is this will which we call nationalism, a state of mind inspiring the large majority of a people and claiming to inspire all its members." (*Nationalism*, Princeton, 1955, pp. 9–10).

C. J. H. Hayes gee in sy *Nationalism: a religion* (New York, 1960, pp. 1–10) 'n definisie gebaseer op Wes-Europese toestande: „a fusion of patriotism with a consciousness of nationality." Dan verduidelik hy wat hy onder nasionaliteit en patriotisme verstaan. 'n Nasionaliteit word gevorm deur kulturele en geskiedkundige kragte soos taal en historiese tradisies. Onder historiese tradisies onderskei hy 'n volk se godsdienstige verlede, territoriale verlede, politieke verlede, militêre verlede, ekonomiese verlede en kulturele verlede. Die liefde vir 'n land is patriotisme, wat die somtotaal van verskillende soorte lojaliteite is, soos lojaliteit aan bekende plekke, bekende persone, bekende denkbeelde en gewoontes. Die instinkmatige patriotisme is beperkend; 'n opvoedkundige proses is dus nodig om 'n plaaslike groep mense behoorlike bewus te maak van hul hele nasionaliteit en oorheersend lojaal daaraan te maak.

'n Derde moderne historikus wat van die nasionalisme 'n intensiewe studie gemaak het, B. C. Shafer, gee tien hipotetiese voorvereistes wat, vir hom, die aard van nasionalisme kan bepaal. „The historical factors," gaan hy voort, „in the formation of the

sien die eerste vryburgers se belange in meeste opsigte lynreg gebots het met die belange van die Kompanjie wat hulle hul vrybriewe gegee het, het die vryburgers vroeg reeds probeer om deur saam te span sekere stoflike vergunnings van hul owerheid af te dwing. Dit het nooit maklik gegaan nie: wanneer die Kompanjie, wat maksimum-winste wou maak, een riksdaalder toegegee het, het hy gewoonlik gepoog om twee terug te kry. Baie van die eerste vryburgers het ook nie aan die Kaap bly woon nie. Eers na sowat 'n halfeeu kry ons die vroegste tekens van samesnoering van Nederlander, Fransman, Duitser en ander mindere Europese volkselemente. Die hewige belangebotsing met die hoogste amptenare het in 'n intense stryd in 1705 teen W. A. van der Stel en sy ondersteuners uitgeloop, wat hul gemeenskapsin bevorder het. Die Hugenote-burger Guilliam du Toit, het nou verduidelik: „'t Schryven dat ik gedaan hebbe is uyt liefde voor die gemeente geschied."[40] Twee jaar later het die jong Hendrik Bibault te Stellenbosch uitgeroep: „Ik ben een Afrikaander."[41] In die agtiende eeu het die geografiese gesteldheid van die Kaapkolonie en die beleid van die Kompanjie aan die veeboer die besondere eienskappe verleen wat hom in baie opsigte onderskei het van die Bolandse landbouer, die stadsburger en die amptenaar. Terselfdertyd, soos die Blankes in plek en belange verder van mekaar verwyder is, het die somtotaal van die gemeenskap meer heterogeen geword. Dit was die grensboer wat die grootste aanpassings moes maak en teen die laat agtiende eeu nie slegs as trek-

nation and nationalism are numerous and extremely complex . . . Nationalism, then, becomes a concept so complex and changing that it defies short, logical definition" (*Nationalism Myth and Reality*, Londen, 1955, Hoofstuk I: „Toward a definition of Nationalism").

In dieselfde trant laat F. Hertz hom uit in *Nationality in History and Politics. A psychology and sociology of National Sentiment and Nationalism*, Londen, 1957, waarin hy o.a. aandag wy aan „The Mystery of Nationalism" (pp. 1–5) en in 'n lang ontleding van nasionale bewussyn die gekompliseerdheid daarvan aantoon (pp. 15–26). Daar is dus heelwat ruimte vir meningsverskil oor die begrip nasionalisme en aanverwante begrippe.

Ook in die Suid-Afrikaanse geskiedskrywing het nasionalisme en verwante verskynsels aandag geniet. F. A. van Jaarsveld se *Die Ontwaking van die Afrikaanse Nasionale Bewussyn, 1868–1881*, Johannesburg, 1957, word gevolg deur M. C. E. van Schoor se proefskrif *Die Nasionale en Politieke Bewuswording van die Afrikaner in Migrasie en sy Ontluiking in Transgariep tot 1854* (in Arg.-jrb. vir S.A. Gesk., 26ste jg., II, 1963), waarin die soeklig op vroeër jare gewerp word. 'n Kort vergelykende studie getiteld *Afrikaner and African Nationalism: South African Parallels and Parameters* (Oxford Univ. Press, Londen, 1967) is deur die Amerikaner E. S. Munger onderneem. Daarop volg D. J. Kotzé se omvattende reeks algemene en besondere studies: *Positiewe Nasionalisme* (Kaapstad, 1968); *Nasionalisme as Historiese Faktor*, Deel I, *'n Vergelykende Studie* (Kaapstad, 1969); Deel II, *Geskiedenis en Pan-Nasionalistiese Bewegings* (Kaapstad, 1970); en Deel III, *Nasionalisme en Kommunisme* (Kaapstad, 1970).

40. L. Fouché, *Het Dagboek van Adam Tas*, Londen, 1914, p. 140. Kyk ook p. 302 daar.
41. J. L. M. Franken, *Die Huisgenoot*, 21 September 1928.

kende boer grensuitbreider nie, maar ook grensverdediger geword het. Ofskoon hy in sy afgeleë gemeenskap in die praktyk 'n taamlike mate van selfbestuur geniet het, was hy deeglik bewus van sy afhanklikheid van Kaapstad vir staatkundige, kerklike, en stoflike behoeftes. Sonder morele en tasbare hulp uit die weste kon hy homself as Christen, as Blanke en as diensheer nie behoorlik handhaaf nie. Hy was dus verplig om sy plaaslike, parogiale, grensboer-patriotisme te versoen met sy „Afrikaner"-skap en sy lojaliteit teenoor sy Nederlandse moederland. Geleidelik het die Afrikaner se spreektaal ook al meer begin verskil van sy Nederlandse skryftaal.

Onder die meer gegoede stedelike en omstedelike Afrikaners in die weste het die Kaapse „Patriotte"-beweging in die laaste kwart van die agtiende eeu ontstaan. Terwyl tydens die verset van die burgers teen W. A. van der Stel slegs ekonomiese doelstellings nagestreef is, word nou tewens politieke oogmerke voorgehou. Van die Kaapkolonie word gepraat as „ons Vaderland" en „ons dierbaar Vaderland". „Vryheid" word 'n wagwoord. In 1790 word uitgeroep „Men schreeuwd om vryheid, wy vry burgers."[42] Die Kaapse „Patriotte"-beweging is 'n direkte navolging van die Nederlandse beweging wat dieselfde naam vir hulle toegeëien het. Hoofsaaklik onder gegoede klasse het daar in Nederland kort tevore 'n revolusionêre demokratiese beweging ontstaan wat sy denkbeelde in politieke vlugskrifte en periodieke publikasies versprei het.[43] Die idees wat in die Verenigde State van Amerika sukses behaal het, het nou egter in Nederland misluk en ook aan die Kaap. Toe die Kompanjiesowerheid die Oosgrensboer se bestaan teenoor die Xhosa baie bemoeilik het, het die grensboer, ook onder invloed van revolusionêre idees, die outokratiese gesag van die Kompanjie in 1795 in die twee oostelike distrikte Graaff-Reinet en Swellendam afgewerp, maar lojaliteit aan die Republiek in die Moederland betoon.[44] Aan die Kaap het die demokratiese revolusie geen noemenswaardige seggenskap in die sentrale regering aan die vryburgers verseker nie. Uiteenlopende en botsende belange het meegebring dat 'n baie verdeelde Kolonie in 1795, na 'n oneffektiewe verset, aan Brittanje oorgegee is.

Alhoewel die opstandige grensdistrikte spoedig geswig het, het die roeringe daar nog geruime tyd voortgegis. Daar was egter slegs beperkte dryfkrag in. Die rebellies van 1799 en 1801 was beperk tot 'n groepie Oosgrensboere en het sonder weerstand spoedig in duie gestort. Die leiding was swak.[45] Van

42. Beyers, *Die Kaapse Patriotte, 1779–1791*, Kaapstad ens., 1929, pp. 159 en 165–166.
43. P. Geyl, *De Patriottenbeweging, 1780–1787*, Amsterdam, 1947, p. 42; P. R. Palmer, *The Age of the Democratic Revolution: A Political History of Europe and America, 1760–1800: The Challenge*, Princeton, 1959, p. 324 vlg.
44. Graaff-Reinetters verklaar hulle in Februarie 1796 teen „aristocratse regenten" aan die Kaap. „Propositie aan den Weled. Heer Bresler", in B.O. 26, pp. 1–6, aangehaal deur D. W. Krüger (red.), *Geskiedenis van Suid-Afrika*, p. 132. Vir die verloop van sake in Nederland na 1791 en tot 1800, sien P. R. Palmer, *The Age of the Democratic Revolution: The Struggle*, Princeton, 1964, p. 69 vlg. en p. 177 vlg.
45. Marais, *Maynier and the First Boer Republic*, pp. 98–104.

die Slagtersnek-rebellie van 1815 kan feitlik dieselfde gesê word. Die teregstelling van vyf persone onder buitengewone omstandighede het griewetradisies in sekere kringe nagelaat. Geen sterk leiers het na vore getree om as werklike nasionale helde voort te leef nie. Alhoewel van die opstandelinge van dieselfde patriotiese en revolusionêre uitdrukkings as wat tevore gebesig is, aanwend om hul medegrensboere te beïnvloed om hulle te help om 'n groot beweging daarvan te maak, misluk hulle jammerlik. Baie grensboere gee daadwerklike steun aan die Britse owerheid om die rebellie spoedig en oorweldigend te onderdruk. Daar is 'n duidelike onwilligheid te bespeur om teen die vreemde outokratiese regering in opstand te kom.[46]

Gedurende die volgende twintig jaar was daar geen herhaling van hierdie opstande nie: trouens, daar is alle aanduidings dat leidende grensboere dikwels onder ondankbare omstandighede die Britse owerheid (en daarmee ook hulle land) getrou as grensbeamptes gedien het. Deur dié voorbeeld het 'n gevoel van lojaliteit aan die gevestigde gesag wat verantwoordelik was vir wet en orde, onder die meeste grensboere posgevat. As getroue Bybellesende Christene is in wye kringe aanvaar dat hul owerheid deur God self oor hulle gestel is;[47] en van hulle Skotse predikante sou hulle verder kon verneem dat dit hul Christelike plig is om hulle owerheid gehoorsaam te wees. Vandaar dat ons, by uitstek, in die noordoostelike grensdistrikte, 'n „Dopper"-konserwatisme kry wat onder andere lojaliteit aan die Britse owerheid aanmoedig.[48] Die ou moederland sowel as die nuwe Britse moederland word nou deur vorstehuise geregeer: hoewel die Noord-Amerikaanse regeringsvorm heelwat aandag trek in die Kaapse pers, is daar tog geen basiese afkeer teen 'n monargie nie. Daar is nog steeds 'n gevoel van afhanklikheid van die beskermende hand van die afgeleë owerheid. Geen pers het in die Kaapkolonie 'n nasionale bewussyn probeer bevorder nie. Die enigste Hollandse nuusblad, *De Zuid-Afrikaan*, het dit as vanselfsprekend aanvaar dat dit die bestemming van die

46. Daar word bv. gewag gemaak van „ons land", „die Volk", die „De Algemene Burgerstem", en „om voor volle vrijheid voor zijn land, met Gods hulp, te vechten" (aangehaal deur Franken, *P.R.*, pp. 438–439). Oor die Slagtersnek-rebellie as nasionale beweging moet nog primêre navorsing gedoen word. Op grond van belangrike dokumente wat deur Leibbrandt in *The Rebellion of 1815, generally known as Slachters Nek*, Kaapstad, 1902, gepubliseer is (vgl. o.a. pp. 49, 51, 185, 731, 756 en 861), skyn dit asof die revolusionêre krete hul trefkrag verloor het, of dat die kringe wat die krete gebesig het om 'n grootskaalse opstand teen die Britse owerheid te organiseer, te beperk was, of te onbelangrik om veel invloed uit te oefen. Vgl. ook die Hollandse tekste in Leibbrandt se *De Rebellie van 1815, algemeen bekend as Slachters Nek*, Kaapstad, 1903.

47. Vgl. bv. die petisie van 34 Oosgrensboere in 1778 om 'n predikant en 'n landdros: „wij soos verre afweesend sijnde van onse magt hebbende, en van Godt verordineerde Overigheid, ook van Godes Huijs, en Kerk . . ." Aangehaal uit C.311: Memorien, Rapporten etc., 1778, pp. 427–436 (K.A.) deur H. B. Thom, „Die Eerste Voortrekkers", in *Die Huisgenoot*, 11 Desember 1936, p. 27.

48. B. Spoelstra, *Die „Doppers" in Suid-Afrika, 1760–1899*, Kaapstad ens., 1963, pp. 27–29.

Afrikaners was om later in 'n ander nasie opgeneem te word. Daar het nog nie 'n ernstige bewussyn onder die Afrikaners posgevat dat hulle hul gemeenskaplike taal moes verdedig nie.[49] Teen die noem van plattelandse dorpe na vooraanstaande Britse figure is geen protes aangeteken nie. Die besonder uiteenlopende bevolkingsgroepe, wat baie verskillende belange ontwikkel het, is deur groot afstande in 'n ylbevolkte kolonie met baie swak verbindinge van mekaar geskei. Selfs die solidariteit van die Oosgrensboere is deur hul uitgesproke individualisme in verskillende afgeleë distrikte (waar die aard van die boerdery ook soms verskil het) verbrokkel. Sover vasgestel kan word, het die afgesonderde grensboer weinig gemeenskaplike *Afrikaner*tradisies besit: die aandag aan sulke gedenkdae en die verering van sulke helde kon nie prominent gewees het nie.

Terselfdertyd moet daar op die vooraand van die Groot Trek reeds 'n beperkte mate van nasionale bewussyn onder die Afrikaners posgevat het. Onder die boerebevolking sou dit die sterkste ontluik het en onder die grensboere waarskynlik weer die verste ontwikkel het. Dit was hulle wat die heftigste weerstand gebied het teen 'n dikwels vyandige ekonomiese beleid van die Nederlandse Oos-Indiese Kompanjie, wat derhalwe ook daarteen gekant was om 'n noemenswaardige mate van selfbestuur aan hulle toe te laat. Vir hulle was enige owerheid in baie opsigte 'n vyand.[50] Dit was hulle wat meer as anderhalf eeu met Hottentotte en Boesmans te kampe gehad het en oor meer as 'n halfeeu reeds ses Oosgrensoorloë met die Xhosa gevoer het. Die langdurige verdediging van eiendom en lewens het ook 'n militêre tradisie help skep waarin meer as twee geslagte se stryd in herinnering geroep kon word. Of baie van die westelike distrikte se burgers met patriotiese geesdrif na die noord- en die oosgrens gery het om 'n gemeenskaplike vaderland te help verdedig – daaroor kan nie 'n kategoriese uitspraak gegee word nie. Dit moet egter betwyfel word of die diensplig gewild was.[51]

As Calviniste was daar onder hulle nie slegs die gemeenskaplike kerkverband nie, maar dieselfde roepingsgevoel en bewussyn het by baie denkendes begin posvat dat dieselfde bestemming vir almal wag. Hulle sou as draers van die Christelike beskawing bestem wees om in Afrika 'n taak te volvoer; maar

49. J. du P. Scholtz, *Die Afrikaner en sy Taal, 1806–1875*, Kaapstad, 1939, pp. 54 en 57–60.

50. Die Afrikaanse boer het dit van die begin van die agtiende eeu nie as sedelik verkeerd beskou om die inhalige owerheid, wat belastings aangaan, te bedrieg nie. Sien die Dagboek van A. Tas, bv., onder datum 7 Januarie 1707, aangehaal deur C. C. Nepgen, *Die Sosiale Gewete van die Afrikaanssprekendes*, Stellenbosch, 1938, pp. 216–217 en vgl. ook die volgende bladsye.

51. Reeds voor 1795 het baie burgers verkies om boetes te betaal liewer as om op kommando te gaan. Boetes moes dus aansienlik verhoog word. Veldwagmeesters is verplig om 'n presiese opgaaf van al die onwilliges te maak sodat hulle opgespoor en gestraf kon word. Sien P. E. Roux, *Die Verdedigingstelsel aan die Kaap onder die Hollands-Oosindiese Kompanjie (1652–1795)*, plek en datum van publikasie onvermeld, p. 179. Ook bv. Marais, *Maynier and the First Boer Republic*, p. 111.

oor die presiese aard van die taak was daar nie helderheid nie.[52] Nuwe intrekkers is gou ingeburger in so 'n gemeenskap waarin feitlik almal 'n geruime tyd as „Afrikaners" bekend gestaan het en 'n eie tipies „Afrikaanse" taal gepraat het. So het die vader van Karel Landman (seun van 'n Hollander) en die vader van Louis Tregardt (seun van 'n Sweed, Tregard) hulle onderskeidelik in die distrikte Uitenhage en Graaff-Reinet volkome met die grensboere daar vereenselwig. Ook die Zietsmans, met 'n Duitse stamvader, was slegs uit die tweede geslag wat in Suid-Afrika gebore is. As resente intrekkers in die grensdistrik Uitenhage het hulle inderdaad Afrikaners geword, meegeleef met die grensboere en meegetrek met hulle na Natal, sonder om in die gees werklik Voortrekkers te word.[53] Die grensboere het nuwe bloed besonder nodig gehad. Op ingewikkelde wyse het grensgesinne gewoonlik ondertrou en met die groot families wat dikwels langs of naby mekaar gewoon het, het 'n hegte, hoewel eng beperkte, samehorigheidsgevoel ontstaan.[54] As 'n geheel genome, het die „clans" op die grense opvallend baie gemeenskaplike eienskappe en belange vertoon.

Die Kaapse Patriotte kon slegs 'n baie beskeie gedeelte van hul demokratiese doelstellings verwesenlik: die verset uit die moederland, die weerstand van die Kaapse amptenare, hul eie verdeeldheid en die feit dat hulle slegs 'n deel van die Kaapse vryburgers verteenwoordig het,[55] het alles tot hierdie resultaat bygedra. Wat hulle nie in die weste kon regkry nie, kon hulle wel in die Oosgrensdistrikte verder deurvoer. Die plaaslike besture van Graaff-Reinet en Swellendam is gedemokratiseer, maar hulle het verkies om onder die Nederlandse Republiek te ressorteer. Dit was egter 'n baie kortstondige uitlewing van die grensboer se nasionale bewussyn in twee Bataafse selfregerende kolonies. Onder die nuwe Britse bewind sou enkele genomineerde burgers in die Raad van Advies en die Wetgewende Raad 'n uiters swak kanaal bied vir die uiting van die Afrikaanssprekendes se nasionale wil. Liggame wat vir die burgers belangrik was, soos die ou Raad van Justisie en die Bur-

52. Vgl. F. A. van Jaarsveld se „Die Afrikaner se idees oor uitverkorenheid, geroepenheid en bestemming" in *Lewende Verlede*, p. 228 vlg.

53. Muller, „Veertig jaar uit die lewe van die Voortrekkerleier Karel Landman," in *Historiese Studies*, jg. IV, 1, Maart 1943, pp. 7–8 en 32.

54. 'n Studie van die laaste opgaafrolle voor die Groot Trek toon duidelik aan hoe oorweldigend sekere families in bepaalde grensdistrikte gekonsentreerd was. Kyk die reeks J. in K.A. In die wyk Onder-Boesmansrivier, distrik Uitenhage, het daar in 1826 uit 126 Afrikaanssprekende gesinne en selfstandige individue 26 volwassenes die van Scheepers gevoer (J. 374: Opgaaf Rolle, K.A.). Uit die Graaff-Reinetse opgaafrolle blyk dit baie duidelik hoeveel lede van die Pretorius-familie in en om die Sneeubergstreek gewoon het.

55. Presies hoeveel steun die vroeë Kaapse „Patriotte" ontvang het uit die geledere van die 2 913 manne en 1 922 vroue wat in die opgaafrolle vir 1780 verskyn, kan uiters moeilik vasgestel word. Goewerneur van Plettenberg beweer in 1781 dat niemand uit die Swellendamse distrik, bv., die Burgermemorie van 1779 ondersteun het nie (Beyers, *Die Kaapse Patriotte*, pp. 42–43).

gersenaat, het ook verdwyn. Toe die grensboer se eie landdroste en heemrade ook verdwyn en die bevoegdhede van sy veldkornette verminder word, is die uitlewing van sy nasionale gevoel ernstig gedwarsboom.[56] Soos reeds aangetoon, is op die vooraand van die Groot Trek nie alleen geen nuwe bestuursinstellings geskep nie, maar die ou tradisionele liggame afgeskaf waardeur die mate van bestaande nasionale bewustheid uitgeleef kon word.

By geskiedskrywers bestaan daar vanselfsprekend baie uiteenlopende menings oor die probleem of die gebrek aan selfregering waardeur die soort Afrikaanse nasionale gevoel wat reeds bestaan het, uitgeleef kon word, as oorsaak van die Groot Trek beskou moet word.

Dr. A. Coetzee stel dit kort en kragtig: „Die groot oorsaak van die Groot Trek was iets van *binne* die groep. Dit was 'n Nasionale Bewuswording".[57] Prof. D. W. Krüger omskryf die standpunt sorgvuldiger: „Die alles omvattende faktore wat die hele beweging innerlik gebind, nasionale betekenis en karakter gegee het, was die drang om onder eie wette 'n eie Staat te stig, in watter vorm aan die Trekkers gewaarborg sou word . . . daardie burgerlike vryheid en nasionale onafhanklikheid wat hulle in die Kaapkolonie ontbeer het. Hierdie lewende drang, wat die uiteindelike bewegende oorsaak van die massa-emigrasie was . . ."[58] Prof. M. C. E. van Schoor sluit hom hierby aan: „Nie net die grensboere se gemeenskaplike historiese agtergrond en ontwikkeling van meer as 'n anderhalf eeu onderskryf die feit dat die Trek sy hele dryfkrag aan 'n ontluikende vryheidsdrang ontleen het nie, maar ook die hele verloop van hierdie beweging lewer onteenseglik bewys dat dit die oorheersende motief moes gewees het." Sy slotsom is dus „dat 'n ontluikende Afrikanervolksbesef wel die rol van 'n belangrike medespeler in die veroorsaking van die Groot Trek vervul het."[59]

Aan die ander kant beweer prof. C. J. Uys kategories die Voortrekkers „were utterly wanting in those elements which could have transformed them into a nation and, above all, they developed no national consciousness."[60] In *Die Ontwaking van die Afrikaanse Nasionale Bewussyn 1868–1881* meen prof. F. A. van Jaarsveld: „In die selfbewussyn van die landverlatendes het nasionaliteit ook nog 'n baie geringe rol gespeel. Die vraag na wie hulle was en waar hulle vandaan kom, het nog nie op die voorgrond getree nie . . . 'n Mens wonder of daar, sonder 'n prikkel soos die Bantoe op die grens en 'n Glenelg, ooit 'n Groot Trek sou gewees het. Die groei en ontwikkeling van nasionale selfbewussyn was eerder 'n *gevolg* van die Groot Trek as

56. Sien *De Zuid-Afrikaan*, 11 Julie en 17 Oktober 1834 en 4 Augustus 1837.

57. *Politieke Groepering*, p. 27.

58. *Die Weg na die See* (Arg.-jrb., I, 1938), p. 51.

59. *Die Nasionale en Politieke Bewuswording van die Afrikaner in Migrasie en sy ontluiking in Transgariep tot 1854* (Arg.-jrb., II, 1963), pp. 48 en 50. Vgl. ook J. C. Visagie, *Willem Fredrik Hertzog, 1792–1847* (ongep. M.A.-verh., Unisa, 1971).

60. *In the Era of Shepstone*, p. 6.

wat dit oorsaak daarvan was. Die mate van volksbewussyn wat voor die Uittog bestaan het, was swak ontwikkel en het in direkte verband met die vele griewe teen die Owerheid gestaan. Dit sal m.i. te veel wees om te verklaar dat die Voortrekkers as ‚nasionaalbewuste' mense uit die Kolonie weg is."[61]

Getuienis kan aangehaal word dat die gebrek aan selfregering medeverantwoordelik was vir die Groot Trek-reaksie van die Afrikaanse grensboere. Onder die oorsake van die Groot Trek deur die ervare grensamptenaar Stockenstrom opgegee, was dat „the Boers . . . disapproved of the administrative change by which the Board of Heemraden was abolished and the Colony deprived of the only shadow of representation in it; . . ."[62] In 'n hoofartikel skryf *De Zuid-Afrikaan* op 16 Februarie 1838 die Groot Trek toe aan die feit dat die Kaapse wetgewende mag nie volgens die stem van die volk optree nie.

„Koloniste" skryf in 1839 in *De Zuid-Afrikaan* onder die leuse „Het einde van alle goede regeringen – is het voordeel der geregeerd wordende" dat, as daar op vermelde spreuk gelet is, die Groot Trek nie sou plaasgevind het nie.[63] Op 21 Februarie 1842 skryf die President en lede van die Volksraad van Natal aan Napier om die verskillende oorsake van die Voortrek op te noem, soos die vrystelling van hul slawe, en voeg daarby: „En dat op eene wijze dat wy zelfen geen de minste stem hadden omtrend de beste of mees geschikte wijze waar op zulks zoude kunnen geschieden; . . ." Dan besluit hulle: „Alle deeze euvelen schryven wy toe aan deeze enkele oorzaak, Namentlyk het gebrek van een vertegenwoordiegend Gouvernement, dat ons geweigerd is geworden . . ."[64]

Kom ons ondersoek die stelling dat 'n geestelike drang na vryheid die Afrikaanse grensboere beweeg het om te verhuis. „Nationalism," skryf Boehm, „can most certainly raise existing tensions to the point of war or revolution. Moreover it not only nourishes a people's yearning for freedom but also steels their powers of resistance and their capacity for collective performance . . ."[65] Soos by die Noord-Amerikaanse grensstreke was daar 'n spontane drang om hulself te bestuur.[66] Baie skaapboere van die dorder Kaapse binnelande was

61. Pp. 20 en 21.
62. *The Autobiography of the late Sir Andries Stockenstrom*, II, p. 62. Stockenstrom was sestien jaar landdros en ses jaar Kommissaris-generaal van die oostelike distrikte (*ibid.*, I, p. 431).
63. Aan die redakteur, in die koerant van 20 Desember 1839.
64. *Not. Nat. Volksraad*, p. 392.
65. „Nationalism" (in *Encycl. of Soc. Sciences*, XI), p. 239.
66. Sien die tydgenootlike voorbeeld van Texas (1835–1836) in R. A. Billington, *The Westward Movement in the United States:* „Dissatisfaction was increased by Mexico's refusal to cater to their normal desire for self-rule, always strong among frontier peoples" (p. 54). Vgl. ook W. P. Webb, *The Texas Rangers, A century of Frontier defence* (Boston ens., 1935), waar 'n knap Mexikaanse generaal op inspeksie rap-

bereid om hiervoor op die vogtige Natalse kusstreke die aard van hul boerdery heelwat te wysig. Die idee dat 'n gebied vir hul staat gekies moes word met vrye toegang tot die see, het die Trekkers begeester.[67] Vroeg in 1836 is planne in Olifantshoek beraam vir die inrigting van 'n eie bestuur: wanneer hulle in die nuwe land aangekom het, sou hulle 'n algemene vergadering belê om 'n leier te kies om die wette te administreer wat daarna opgestel sou word.[68] Die vryheidsgees wat onder die Voortrekkers vaardig was, blyk uit hierdie uiters demokratiese bestuursinstellings. Soos die Graaff-Reinetse grensboere teen die uitgang van die agtiende eeu die „Volkstem" laat spreek het, so het die individuele Voortrekkers die hoogste wetgewende mag uitgeoefen. Om veel direkte skakels te smee tussen die mislukte „Patriotte"-beweging in die westelike Kaap en die Trekkers uit die oostelike grensdistrikte is nie so maklik nie. Ons herken dieselfde terminologie. Die Goewerneur van die Trekkers, Piet Retief, se vader, ooms en ander familie was nou gemoeid met die „Patriotte"-beweging.[69] In sy Manifes maak Retief algemeen bekend: „Wy hebben besloten dat alwaar wy ook gaan mogen, wy de regtvaardige grondregelen van vryheid zullen ophouden; . . . Wy verlaten deze kolonie in de volle overtuiging dat het Engelsch Gouvernement . . . ons zal vrylaten ons zelve te regeren, zonder deszelfs bemoeying in het toekomende."[70] Retief en Maritz skryf kort daarna in dieselfde gees aan D'Urban: „wy . . . als een Vrye en onafhankelyk Volk willen Erkend worde."[71] Nog uit die distrik

porteer dat elke Amerikaner in Texas „carried his political constitution in his pocket . . ." (p. 22).

In sy *Westward Expansion* (New York, 1963) beklemtoon R. A. Billington dat die nuwe Amerikaanse regering met die verkryging van onafhanklikheid in 1783 met „the rebellious attitude of westerners" geworstel het. Hy gaan voort: „Frontiersmen . . . demanded the right to shape their own destiny. What did self-satisfied easterners know of life on the frontier, of the need for protection, easy land laws, and less burdensome taxes? Moreover, when demands were ignored, these colonists of the West showed a dangerous tendency to take matters into their own hands. Separate statehood movements flourished and died in the West . . ." (p. 215).

Vir 'n Kanadese parallel vgl. F. Ouellet, „Le Nationalisme canadien-français: de ses origines à l'insurrection de 1837" in *The Canadian Historical Review*, deel XLV, no. 4, Des. 1964, pp. 277–292, en in besonder „La naissance du Nationalisme canadien-français: son caractère et ses premières évolutions (1802–1837)", p. 284 vlg. Op die rol van ekonomiese faktore word gewys (p. 287 vlg). „Le *parti canadien*," word verklaar, „devient le *parti patriote* et, dès lors, un esprit républicain inavoué chemine sous le masque réformiste. On prend maintenant conscience que la nationalité canadienne-française ne pourra pas s'épanouir sous l'écran protecteur des constitutions britanniques . . . Aussi les constructions politiques des *patriotes* s'inspirent-elles après 1830 du modèle américain (pp. 291–292).

Vgl. verder R. Pattee, *Africa do Sul vizinha de Portugal*, p. 43.

67. Krüger, *Die Weg na die See*, pp. 52–53.

68. W. Currie aan D'Urban, 26 April 1836, in *Em. Docs.*, p. 116.

69. Beyers, *Die Kaapse Patriotte*, p. 166 noot 3.

70. *De Zuid-Afrikaan*, 17 Feb. 1837.

Graaff-Reinet skryf Pretorius, 'n derde, besonder vername Voortrekkerleier, byna presies 'n jaar later aan die predikant aan die Paarl, ds. G. W. A. van der Lingen: „Maar soo dese van den Almagtige is, soo het syne wyse wil en welbehaagen is soo sullen wy daar tot een volk worden en ter syner eere leeven."[72] A.H. Potgieter, 'n vierde vername Trekkerleier, skryf op 3 Desember 1838 van die Sandrivier aan die Kaapse Goewerneur, „wy bescouwen ons als vreye burgers om te kunnen gaan waar wy verkiest sonder iemant te benadelen daar alle Naatsies vrey seyn en gaat ook waar sy wel . . ."[73]

Hoe voller die Groot Trek ontplooi het na die slag van Bloedrivier, hoe meer gloedvolle uitlatings kry ons onder die Trekkers. Dit is begryplik, want die roerende gemeenskaplike ervarings op trek het heelwat daartoe bygedra om 'n samehorigheidsgevoel te laat ontluik. Daar was gedurig swaar druk op die Trekkers deur Moselikatse, Dingane en die Britse owerheid; die gemeenskaplike lyding en prestasies wat daaruit voortgevloei het, het meegebring dat Afrikanertradisies teen 'n tot nog toe ongeëwenaarde tempo geskep is: die hardnekkige verweer te Vegkop, die marteldood van Retief, Marthinus Oosthuysen se helderit, die heldedood van Dirkie Uys, 'n Trekkerbelofte aan die Here, gevolg deur 'n wonder-oorwinning te Bloedrivier. Dikwels word nou gewag gemaak van vryheid wat deur hul eie bloed ten duurste gekoop is. Sterk voornemens word nou uitgespreek om die onafhanklikheid van hierdie deur bloed gekoopte Trekkerland te verdedig.[74] Teen 1848 kom Andries Pretorius nog verder onder invloed van die revolusionêre tydsgees en spoor die Trekkers aan om hul reg van vryheid te verdedig „welk aan alle schepselen op den aar(d)boodem is geschonken''.[75] In Bybelse taal verklaar hy drie maande later „sy sullen veel ligter een Berg in den see kon werpen als om den Stroom van Vryhyd langer tegen te gaan.''[76]

Teenoor die standpunt dat 'n spontane vryheidsdrang 'n oorsaak van die Groot Trek was, is beweer dat die sug na vryheid slegs gespruit het uit drange om van drukkende stoflike laste verlos te word en bevry te word van gelykstelling tussen Blank en Nie-Blank.

Op die vooraand van die Groot Trek (soos reeds op gewys) was die nasionale bewussyn van die Afrikaner aan besliste beperkings onderhewig. By

71. Gedateer 21 Julie 1837, tussen Sand- en Valsrivier (Faksimilee in Preller, *Vm.*, II, p. 280).
72. Gedateer 23 Julie 1838, in *V.-Arg.*, p. 27 Daar moet egter op gelet word dat Pretorius, na 'n lang reis deur al die vernaamste Trekkergebiede, reeds Voortrekkeraspirasies en ideale ingeasem het. Sien Muller, „Andries Pretorius se Verkenningstog gedurende Oktober 1837 tot Januarie 1838" in *Tydskrif vir Geesteswetenskappe*, jg. I, 1, 1961, pp. 3–21.
73. *Ibid.*, p. 29.
74. *Ibid.*, pp. 51, 58 en 137.
75. *Ibid.*, p. 314.
76. G. H. 22/4: High Commissioner, Misc. Papers, 1848, no. 36 aan veldkornet Erasmus, Winburg, 12 Julie 1848. Vgl. ook B.J. Liebenberg, *Andries Pretorius in Natal*, p. 282 vlg.

vername leiers soos Piet Retief en Piet Uys vind ons nie uitlatings wat getuig van 'n spontane vryheidsdrang nie. Retief verseker die siviele kommissaris van Albanie in 1832 dat ontevrede grensboere wat verlof gevra het om 'n vergadering te belê, ongeveins probeer om hul griewe vreedsaam in die Kolonie op te los. Sover hy hulle leer ken het, sou hulle liewers as om „kwaadaardige rebellen" te word, hulle „met toestemming van het goevernem(en)d haar dan eer in een woeste land ter woon sal begeven als met haare overheijd te twisten".[77] Vier jaar later, toe die eerste Voortrekkers reeds noordwaarts is, skryf Retief in 'n familiebrief met verwysing na hulle en die „overstroomende misnoegen" van die boere, dat alhoewel hy toenmalige grenstoestande as „geheel onverdragelyk" beskou, hy aanbly „op hoop van verbetering".[78] 'n Spontane vryheidsdrang voer dus nie die latere hoofleier van die Groot Trek uit die Kolonie nie. Dieselfde geld vir Piet Uys, leier van die vername verkenningkommissie van 1834–1835 na die streek waaraan die Voortrekker vroeg reeds voorkeur gegee het. Na sy terugkeer verklaar hy onder eed in 1835 dat hy nie voornemens was om onder die Britse gesag uit weg te trek nie.[79] Inderdaad sou hy nie trek voordat Retief reeds 'n paar maande noordwaarts was nie. 'n Paar maande later betuig Uys van die Oranjerivier sy gehegtheid aan die Britse goewerneur, sir B. D'Urban.[80] In 'n tot nog toe onbekende, maar baie belangrike, laaste brief aan D'Urban, geskryf op 24 Januarie 1838 van „Justinus Berg" in die oostelike Vrystaat, sluit Uys by sy vorige brief aan. Hy veroordeel Retief se onafhanklikheidsverklaring en betuig sy eie en sy hele laer se lojaliteit teenoor die Britse Goewerneur.[81] Al sou daar toegegee word dat Uys en sy volgelinge 'n sterk persoonlike toegeneentheid teenoor D'Urban gekoester het, strook dié briewe van Uys glad nie met 'n spontane vryheidsdrang wat hom en sy groot trek uit die Kaapkolonie sou gevoer het nie.

Met hierdie uitlatings wat die houding van leiers van die grensboere illustreer, kan ons nie verwag dat daar 'n sterk, spontane vryheidsdrang onder die deursnee-boer op die grense en in die Kolonie in die algemeen kon gewees het nie. Per slot van rekening, gesien die ernstige aard van hul griewe, het 'n verbasende klein persentasie van die somtotaal van die Oosgrensboere getrek;[82] veel minder van die noordgrensboere, bitter min van die westelike boere en feitlik niemand uit die Kaapse Skiereiland en sy omliggende gebied nie. Natuurlik moet in ag geneem word dat die Afrikanerboere vóór die Groot Trek nog versigtig sou gewees het om uit te praat; omdat hulle nog nie on-

77. Gedateer 25 Aug. 1832; aangehaal deur Franken, *P.R.*, uit Albany 8/83: Misc. Letters, 1832.

78. *De Meditator*, 15 Mei 1838. Hierdie brief het nog nie tevore die aandag van historici getrek nie.

79. C.O. 2755: Letts. Rec., Uitenhage and George, 1835, no. 84, verklaring van P. Uys.

80. Acc. 519: D'Urban Papers, gedateer 7 Aug. 1837 (K.A.).

81. C.O. 3999: Memorials Rec., 1838, S–Z, no. 103.

82. Sien die Inleiding, p. 13.

der die Britse regering uit was nie, sou hulle moontlik van opstandige gedrag aangekla kon word, soos uit die ondersoek aangaande Piet Uys se beweerde uitlatings geblyk het.[83]

Indien 'n onweerstaanbare drang om as 'n onafhanklike volk in die Noorde te ontwikkel, die oorwegende oorsaak van die Groot Trek was, hoe moet ons dan die uitlatings en dade van ander Trekkerleiers (benewens dié van Retief en Uys) verklaar? Daar moet tog aanvaar word dat leiers die sienswyse van hul volgelinge vertolk het, anders sou hul leiding nie aanvaar gewees het nie. Waarom het Karel Landman geweier om teen kaptein Smith te veg en onder die Britse vlag in Natal bly woon? Hoekom was die onverskrokke verkenner, kommandant Johannes de Lange (Hans Dons), skynbaar tevrede om die res van sy lewe in Natal te slyt? Waarom het die „profeet" van die Groot Trek, Sarel Cilliers, Natal eers in 1847 verlaat, twee jaar nadat 'n nuwe Britse bestuur reeds die oud-republiek beheer het? En waarom het Pretorius (soos ook in die Kaapkolonie laat in 1838) eers getrek (in 1848) nadat die emigrasie reeds 'n paar jaar aan die gang was? Toon sy onderwerping aan die Britse bewind in Natal en sy pogings om Trekkergriewe daar uit die weg te ruim, 'n spontane vryheidsdrang? Sy woorde op 12 Januarie 1849 uit die Magaliesberg aan die redakteur van *De Zuid-Afrikaan* gerig, spreek baie duidelik: „Het sal niet noodig syn te seggen, toen ik stil en aangenaam met myne dierbaare familie een uur te paard van den Pieter Marits Burg als een stille Britssche onderdaan woonde, en beslooten had daar te sterven . . ." Dit was toe die Boere allerskandeliks verdruk is deur die indringing van die naturelle – so beweer hy vervolgens – dat hulle begin wegtrek en hy begin optree het.[84] „Ik hebbe my stil op myn plaats neder gezit", bevestig hy in Maart 1850 aan die redakteur van dieselfde blad, „om als een Brits onderdaan myn leven te slyten", maar toe die lewe daar weer swaar en onmoontlik word as gevolg van swerwende, rowende naturelle, het hy verskeie kere tevergeefs vertoë tot die owerheid gerig. Toe Pretorius sien dat sy landgenote op die punt staan om die land te verlaat, het hy weer tevergeefs sy nood by sir Henry Pottinger gaan kla. Daarop het hy eers uit Natal getrek.[85] Ons vind dus geen spontane vryheidsdrang selfs by die held van Bloedrivier nie. Hy is tevrede om as stille Britse onderdaan 'n aangename lewe in Natal te slyt, met voornemens om daar te sterf. Toe die lewe daar, na sy mening, onrustig en onmoontlik begin word het, het Pretorius besluit om vertoë tot die owerheid te rig; en dit was eers nadat die vertoë misluk het, dat hy onder die Britse vlag uitgetrek het.

Dat dit nodig was om die trekgedagte te propageer (soos later verduidelik sal

83. Vgl. voetnoot 79.
84. *V.-Arg.*, R.164/49, p. 351.
85. Krynauw en Pretorius (reds.), *Transvaalse Argiefstukke, 1850–1853*, R200/50, p. 14 (ongetekende brief, gedateer Magaliesberg, 16 Maart 1850).

word), dui daarop dat sake nie somaar spontaan verloop het nie. By talle latere Trekkers was daar aanvanklik groot huiwering om onder die Britse bewind uit te trek. Dit skyn asof die sentrifugale kragte (nl. om uit die Kolonie van hul talryke griewe weg te kom) swaarder geweeg het as die sentripetale kragte: om in die eerste instansie 'n selfstandige staat onder eie vlag in te rig. Vryheid was nie bloot 'n doel op sigself nie en ook nie net 'n middel tot 'n doel nie. Noodwendig moes daar same- en wisselwerking gewees het tussen die beperkte mate van nasionale bewussyn wat op die vooraand van die Groot Trek bestaan het[86] en die vele en ernstige griewe van die Afrikanergrensboere. As gevolg van die Voortrek is die nasionalisme gevoed by diegene wat daaraan deelgeneem het.

Die verskillende, soms wydeenlopende en van mekaar ver verwyderde, bevolkingsgroepe in die Kaapkolonie is deur die Britse beleid op 'n hoogs ingewikkelde wyse getref. Die slawe wat ingeboekte arbeiders geword het en binnekort volkome vry sou word, was met vreugde vervul oor hul verhoogde status. So ook was die tweede Nie-Blanke groep in die Kolonie, die Gekleurdes, baie ingenome met hul ongekende vryheid van beweging en die gemak waarmee hulle van werkkring kon verander. Hulle kon nou met rasse skrede op velerlei terreine hoop om in die Blanke gemeenskap opgeneem te word.

Die baie verskillende Blanke groepe het in 'n mindere en meerdere mate ontevrede reaksies getoon: aan die een uiterste was daar die inwoners van die Kaapse Skiereiland en sy omliggende gebied, wat relatief min ontevredenheid getoon het, en aan die ander uiterste die Afrikaner-oosgrensboere waarvan verreweg die meeste so heftig gegrief was dat hulle intensiewe samesprekings gevoer het oor watter soort oplossing hulle moes aangryp. Omdat die inwoners van die Skiereiland gedeel het in die toenemende Kaapse industrialisasie en in die instroming van die slawernykompensasiegelde, was hulle nie te ernstig gegrief oor die gebrek aan selfregering, die skerp prysstyging en onvoldoende kompensasie vir die slawe nie. Die boere in die westelike distrikte, wat in 'n baie groot mate Afrikaanssprekend was, is ook getref deur die pas vermelde faktore, maar is op hul plase by uitstek deur 'n nypende tekort aan doeltreffende arbeid getref. Toe swak beheer oor hul arbeiders ook nog oorslaan in grootskaalse landlopery en diefstal deur hul gekleurde bediendes en ander Nie-Blankes, het daar dikwels hewige proteste opgeklink. Gelykstelling in Staat en Kerk het hul verder teen die bors gestuit; plaaslike beswaarders het dan ook periodiek na vore gekom.

Die Britse Setlaars was weliswaar nie slawebesitters nie, en baie van hulle het op die vooraand van die Groot Trek reeds dorpsberoepe beoefen. Onder die onbeheerste arbeidstoestande en rondlopery het hulle wel deeglik gely; feitlik almal van hulle het die spit afgebyt teen Xhosa-aanvalle op die suidpunt van die Oosgrens, wat in die 1834–'35-oorlog tot enorme verliese en

86. Prof. H. B. Thom het geskryf: „Die binnelandse burgers . . . was die eerste egte Afrikanernasionaliste" (*G.M.*, p. 52).

groot onsekerheid oor die toekoms gelei het. Hulle het in uiterste gramskap teen die filantrope en hul organe in sowel Brittanje as Suid-Afrika losgebars. Om hul standpunt te stel, is 'n veldtog in die pers, in pamflette en boeke, op vergaderings, in petisies en allerlei proteste van 'n konstitusionele aard gevoer. Hulle het heelwat steun geniet (benewens van hul Afrikaanssprekende medeburgers) van hoë amptenare in die Kolonie soos D'Urban en Bell, en ook in betreklik invloedryke kringe in Brittanje.[87] Gevolglik het hulle steeds hul hoop op dié soort reaksies gevestig en hul proteste naarstig voortgesit. Dit sou 'n bykans permanente afwagtende houding beteken.

Die Afrikaanse boere op die koloniale Noordgrens is deur al die griewende faktore geraak behalwe die direkte verliese deur Xhosa-invallers berokken. Sommige van hulle is tewens deur Boesmanrowers en Bantoevlugtelinge geteister; maar hulle kon in sommige gevalle as Trekboere na die Transoranje gaan en 'n groot deel van die jaar 'n eie Nie-Blanke-beleid daar opstel en deurvoer, sonder te veel Britse kennisname van hul optrede en praktiese ingryping in hul sake. Daar was botsings met die Griekwas en ander Nie-Blankes en klagtes van sendelinge daaroor, asook regeringseise dat hulle na die Kolonie moes terugkeer. So ondraaglik was die lewe nog nie dat hulle nie meer raad geweet het nie. Met betreklik min regeringsbeheer oor hulle kon hulle redelik vry beweeg, 'n skaflike lewe ly, en slegs op baie ernstige eise gehoor gee.[88] Hoewel ons uit die distrik Beaufort-Wes Voortrekkers kry, tref ons oor die algemeen nie groot getalle Trekkers in die noordelike distrikte aan nie.

Dit is die Afrikaanse Oosgrensboere wat verreweg die meeste Voortrekkers gelewer het. Hulle is deur al die griewe getref, en swaar getref. In die reël sou konstitusionele proteste hulle nie juis aantrek nie: van petisies sou hulle nie meer veel verwag nie. Hulle het geen Oosgrensnuusblad in hul eie taal gehad nie; en geen simpatieke kontakte in Brittanje nie. Hul heftige, ontevrede reaksie sou 'n totaal ander vorm aanneem. Die historiese ontwikkeling wat die Afrikaanse grensboere deurgegaan het, het hulle fisies en psigologies mobiel gemaak.[89] Die heel oorspronklike reaksie van die minderheid van die Afrikaanse grensboere was dan 'n massaverhuising. In sy wese was die ek-

87. Sien o.a. die redakteur van *The Graham's Town Journal* se *Introductory Remarks to a Narrative of the Irruption of the Kafir Hordes into the Eastern Province of the Cape of Good Hope, A.D. 1834–35*, Part I (Grahamstad, 1835) en die vervolg daarop: *A Narrative of the Irruption of the Kafir Hordes . . .* (Grahamstad, 1836). Eersgenoemde werk neem as leuse op die titelblad woorde uit dr. Philip se *Researches* juis in basiese weerlegging van die leier van die Filantrope se standpunt: „There are questions affecting the highest interests of society on which it is criminal to be silent. There are crimes and conspiracies against man . . . ; and to know that such combinations exist and not to denounce them, is treason against the throne of Heaven and the immutable principles of Truth and Justice."

88. Van der Merwe, *Die Noordwaartse Beweging van die Boere voor die Groot Trek (1770–1842)*.

89. Van der Walt, „Exodus van die Boerevolk" (in Eeufeesnommer van *Koers*), p. 5.
Dieselfde verskynsel word op die Noord-Amerikaanse grens aangetref. Thistle-

sodus egter 'n opstand wat dié bepaalde vorm aangeneem het; hulle het hulself en alles waarvoor hulle as pioniers van die Westerse Christelike beskawing gestaan het, tot in hul diepste wese deur die soort Britse beleid wat ons hierbo aangetoon het, bedreig gevoel. Dié geniale oplossing is deur die Afrikaanse grensboere ontwerp en uitgevoer, en die lede van ander bevolkingsgroepe wat meegegaan het, was min in getal en het weinig invloed op die ontplooiing van die Groot Trek gehad. 'n Handjievol Engelssprekendes het Trekkers geword.[90] Dieselfde geld vir inwoners van die Skiereiland. Uit die westelike distrikte het baie min, in verhouding tot die totale Afrikaanssprekende bevolking aldaar, gemene saak met die Trekkers gemaak.[91] Swellendam het die meeste hier gelewer soos Beaufort-Wes weer uit die noordelike distrikte die meeste gelewer het.

In die dunbevolkte Oosgrensdistrikte was daar in die middel van die dertigerjare so 'n ernstige ontevredenheid onder 'n aantal invloedryke grensboere dat daar in sekere kringe reeds geglo is dat hul toestand ondraaglik geword het: daar moes tot aksie oorgegaan word. Die getal van dié persone was nog gering; en daar was onsekerheid oor hul presiese optrede. Uit die resultate van verkenning in Suid-Afrika het 'n voor die hand liggende oplossing vir die probleem te voorskyn gekom: 'n permanente onttrekking uit die Kaapkolonie (sonder toestemming van die Britse owerheid) en 'n vestiging in aantreklike en relatief dunbevolkte streke noord en noordoos van die Kolonie. Omdat wette oortree sou word, moes daar geheimhouding wees. Oor watter gebiede gekies moes word en presies hoe die verhouding van die nuwe nedersettings teenoor die Britse moederkolonie sou wees – daaroor sou heelwat onderlinge bespreking moes plaasvind. Leierskapprobleme sou ook uitgestryk moes word. Allereers sou die taak van die klein groepie aanvoerders van die onderneming wees om genoeg ander grensboere te oortuig van die uitvoerbaarheid van die trekgedagte; want om te slaag, moes daar 'n redelike groot aantal grensboere binne 'n redelike kort tydsbestek in Voortrekkers omgeskep word. Meer en beter inligting oor die binnelande van Suid-Afrika sou hierin 'n vername rol speel, soos vervolgens aangetoon sal word.

thwaite skryf aangaande die voorste Amerikaanse grensboer: „The advance guard, the frontiersmen proper, were a rare breed, indigenous to the forest; solitaries, shy of human contact; nomads for ever moving on, dressed in deer and coon skin, hunting game for food, trapping for barter, living much as the Indians whom they knew and hated like vermin in a game preserve" (*The Great Experiment*, p. 93).

90. Met Retief het James Edwards en Alfred Smith saamgetrek (kyk *The Graham's Town Journal* van 2 Februarie 1837). William Cowie, wat met 'n mej. Laas, dogter van 'n Voortrekker, getroud was, het vermoedelik 'n Uitenhaagse trekkersgroep na Natal vergesel (J. W. Fairbridge aan J. Fairbairn, 6 Mei 1840, in S.A.B. Mss., *Supplement to the Natal Star*, 12 Nov. 1856 en *The Times*, Pietermaritzburg, 7 Januarie 1857).
91. Vgl. o.a. L.G. 298: Letts. Rec. from Civ. Com. Worcester, 1838, aan Hudson, 24 Julie 1838, pp. 99–101; en L.G. 276: Letts. Rec. from Civ. Com. Stellenbosch, 1838, aan Hudson, 29 Mei en 13 Aug. 1838, met bylaes, pp. 181–186.

# VII Blanke Verkenning Van Suidelike Afrika

„We were now about to penetrate a country at least two thousand miles in width, on which the foot of civilized man had never trod. The good or evil it had in store for us was for experiment yet to determine . . . the picture which now presented itself to me was a most pleasing one . . . I could but esteem this moment of my departure as among the most happy of my life."
Lewis se dagboek, 7 April 1805, op die vooraand van sy vertrek na Yellowstone op sy groot ontdekkingstog na die onbekende, geheimsinnige Amerikaanse Weste. *The Journals of Lewis and Clark.* A new selection with an Introduction by John Bakeless, a Mentor Book, New York ens., 1964, p. 127.

„There is everywhere a wide domain of the unknown around us: it is easy anywhere to reach the boundaries of what we know, and find something conjectured which needs to be searched into . . . The small beaten spot which men have secured amidst the immensity of attainable information, is comparatively far less here than in other districts of the world."
*The South African Quarterly Journal,* no. 1, Oktober 1829 – Januarie 1830, p. 5.

„3322 . . . Captain Campbell jokingly observed to me, 'If they only leave them alone, they will discover where the mouth of the Niger is before any men from the northward, and that they will make greater discoveries in the interior of Africa than any others."
„3323 What class of persons were those? – They were the sons of Dutch farmers."
W. Gisborne in sy getuienis voor die „Aborigines Committee", 27 April 1836, *Report,* band I, deel 1, p. 360.

*Vroeë noordwaartse verkenning*

Die Afrikaanse grensboere het hul oë nie op totaal onbekende streke in die Suid-Afrikaanse binnelande gerig nie. Die meeste gebiede was bekend aan baie van hulle en met sommige, soos 'n breë gordel noord van die Oranjerivier, was die deursnee-grensboer uit die noordelike distrikte deeglik vertroud. Omtrent uitgestrekte streke langs die Vaalrivier tot in die verre Wes-Transvaal asook omtrent die Suid-Afrikaanse ooskus, noord en suid van Port Natal, kon heelwat grensboere veral mondelinge, maar ook af en toe skriftelike en gedrukte inligting bekom. Hoe lank hierdie inligting reeds verkry is en oor presies welke buite-koloniale dele, blyk as ons 'n paar grepe uit verkenningstogte in Suidelike Afrika en die verspreiding van kennis deur hulle bekom, vlugtig skets.

Vandat die eerste beamptes, en kort daarna ook die eerste koloniste, hulle aan die voet van Tafelberg gevestig het, het hulle op verkenningstogte uitgegaan. Dit is begryplik, want hulle het per skip aan die suidpunt van 'n baie

onbekende vasteland aangeland en die motief van die Nederlandse stigtersmaatskappy was wins uit enige moontlike artikel. Verder kon daar nie volstaan word met vleisvoorsiening deur plaaslike Hottentotte nie, skipbreukelinge moes gehelp en skeepsvragte geberg word. Daarby moet die natuurlike nuuskierigheid van die mens (met sy individuele winsmotief) om die onbekende te ken, in ag geneem word. Oor land en oor see is dus vroeg reeds 'n hele reeks ondekkingsgeselskappe deur die Kompanjie se gesagvoerders uitgestuur. In dié geselskappe het vryburgers wat plaaslike toestande geken en daarin belang gestel het, gewoonlik 'n bedrywige aandeel gehad. Om verskeie redes het vryburgers ook selfstandig die onbekende verken: ter wille van handelsverkeer met inboorlinge, ter wille van die jag in afgeleë streke waar wild nog volop was, om 'n nuwe plaas of beter water en weiveld uit te soek, of om bloot hulle nuwe vaderland se binnelandse beter te leer ken.[1]

Daar kan 'n paar betekenisvolle voorbeelde gegee word van die vernaamste rigtings – oos, noord en wes – wat ingeslaan is, sonder om noodwendig op die vroegste reise te let.

'n Honderd jaar voordat die Groot Trek in alle erns begin het, het 'n groepie burgers op 'n ondernemende jagtog om ivoor ooswaarts gegaan. Dié geselskap, waaronder H. Scheffer die jongere, Coenraad Scheffer, De Vries en Hubner, het in Mei 1736 met ossewaens vertrek na die land van 'n sekere nasie, anderkant die Kaffers of Xhosas, genaamd „Tambugis".[2]

Hulle het nog verder gereis na 'n land genaamd „Adera diera de Natal" waarvan die inwoners as „Namotis" bekend was. Nadat die geselskap in die Transkei, op pad na Natal, nie minder as dertien waens met ivoor gelaai het, is hulle deur die Xhosas digby die Amatolaberge aangeval en beroof. Vyf van hulle is gedood en sonder waens moes hulle terugsukkel.[3]

Hierdie mislukte tog was ongetwyfeld maar een van baie soortgelyke jagekspedisies waarvan geen of weinig inligting bewaar gebly het. Dit was omdat dié geselskap moeilikheid ondervind het dat hul reis amptelik aangete-

1. In 1719 neem die Politieke Raad kennis dat die Burgerkrygsraad genotuleer het dat vryburgers geneig is om herhaaldelik „op landtogten of elders verre landwaart in reijsende te gaan"; en sonder om hul hoofoffisier daarvan kennis te gee en selfs sonder om hul wagverpligtinge na te kom. Resolusie van 5 September 1719, in C.14, pp. 128 vlg., afgedruk in *Suid-Afrikaanse Argiefstukke*, Kaap, No. V, *Resolusies van die Politieke Raad*, V, 1716–1719, G. C. de Wet, red., Kaapstad, 1964, p. 362.

   Soos met landtogte deur grensboere in die dekades voor die Groot Trek, het vryburgers in die heel vroeë dekades nog baie meer dikwels die binnelande ingegaan as wat amptelik geboekstaaf is. Dit was dan ook gewoonlik wanneer van hul onwettige praktyke aan die lig gekom het dat dokumente daarvan begin getuig.
2. Vermoedelik Tamboekies, wat, volgens prof. J. A. Louw, 'n Hottentotswoord vir Thembu is. In die kaart deur Wentzel van Beutler se ekspedisie in 1752 word noordoos van „Het Cafferland" aangegee „Tamboegies Land" (V.S. Forbes, *Pioneer Travellers of South Africa*, Kaapstad en Amsterdam, 1965, Kaart 1).
3. E. E. Mossop (red.), *The Journals of Brink and Rhenius . . .* ' V.R.V. 28, Kaapstad, 1947, p. 116, waar die gegewens gebaseer word op C. 345 (K.A.), p. 313.

ken is. In hierdie rigting is ook van ampsweë van die burgers se vaardigheid gebruik gemaak. 'n Opvallend belangrike voorbeeld is die vername rol wat grensboere gespeel het in die kommissies wat deur die Transkei gestuur is om oorlewendes van die *Grosvenor*-skipbreuk gedurende 1782-1783 op te spoor.[4]

Onder oosgrensboere het gedeeltes van die roete na Natal op dié wyse bekend geword; en dié kennis sou 'n paar dekades later, op die vooraand van die Groot Trek, nog in herinnering geroep word.

In 1738 kry ons 'n voorbeeld van 'n onwettige handelsekspedisie wat tot ver oorkant die noordwestelike koloniale grens onderneem is. In die geheim het 'n geselskap burgers tien waens gelaai met buskruit, lood, yster, koper, messe, krale en tabak en dwarsdeur Namakwaland tot by die sogenaamde Grootrivier getrek. Terwyl hulle 'n maand dáár vertoef het, het hulle nog 'n persoon, ene Pieter de Bruyn, op 'n olifantjag, ontmoet. In teenstelling met die groter geselskap, was De Bruyn daar met verlof van die owerheid. Ter wille van die handel het 'n hele aantal Blanke burgers toe oënskynlik die Oranjerivier oorgesteek.

In hierdie tyd is daar beslis heelparty onwettige handelsekspedisies en olifantjagtogte deur boere in dié rigtings onderneem, waarvan sommige in die suidelike dele van die huidige Suidwes-Afrika moet ingedring het. Vanselfsprekend kan nie verwag word om veel inligting oor dié ekspedisies terug te vind nie. Soos reeds vermeld, ontleen ons ons kennis van sulke togte gewoonlik aan gevalle waar owerhede rede gehad het om daarvan kennis te neem.[5]

Ook in amptelike ontdekkingsekspedisies het boere in die noordwestelike rigting 'n baie belangrike rol gespeel. Onder burgerkaptein Hendrik Hop se geselskap wat in 1761 die Oranjerivier oorgesteek het en tot in die suidelike Suidwes-Afrika deurgedring het, was daar 'n hele aantal burgers. Vermeldingswaardig is veral Jacobus Coetsee, Johannesseun, wat in 1760 reeds op 'n olifantjag was en slegs met sy bediendes die Oranjerivier oorgegaan het;[6] Tieleman Roos, een van die latere leiers van die Kaapse Patriotte, en Hendrik Krüger, 'n voorouer van die latere president Krüger.

Verskeie lede van die bekende Van Reenen-familie het in die jare negentig van die agtiende eeu belangrike bydraes gelewer tot die amptelike verkenning van die suidelike gedeelte van Suidwes-Afrika. Willem van Reenen het in 1791 oor die Grootrivier gegaan en is voort tot by „de natie genaamd Damras".[7] Twee jaar later het Dirk en Sebastiaan Valentyn van Reenen in die

4. P. R. Kirby (red.), *A source book on the wreck of the Grosvenor East Indiaman*, V.R.V. 34, Kaapstad, 1953, pp. 159–195.
5. Mossop, *The Journals of Brink and Rhenius*, V.R.V. 28 pp. 94–95.
6. Vgl. N. A. Coetzee, „Jacobus Coetsee: die boerepionier van Groot-Namakwaland" in *Historia*, 3de jrg., nr. 3, Sept. 1958, pp. 169–177.
7. E. E. Mossop (red.), *The Journal of Hendrik Jacob Wikar (1779) . . .* ' V.R.V. 15. Kaapstad, 1935, pp. 310–317.

vaartuig *Meermin* na Walvisbaai gevaar ten einde 'n potensiële myn daar te ondersoek. By hierdie geleentheid het Namakwas hulle meegedeel dat daar Witmense in hulle land woonagtig was. Sebastiaan van Reenen se gevolgtrekking was dat die boer Gideon Visagie een van dié persone moes gewees het.[8]

Etlike dekades voor die Groot Trek het koloniale burgers dus ook oor dele van Suidwes-Afrika oor heelwat betroubare inligting beskik; en dié inligting sou nie heeltemal verlore gaan nie.

In die derde hoofrigting is landverkenning ook vroeg reeds onderneem. Hierdie rigting, dié na die noorde, wat deur die driwwe van die Oranjerivier na die Transoranje gelei het, was die heel belangrikste van al drie rigtings. Daarlangs sou die Voortrekkers hul pad na die verdere en verre noorde baan. Ofskoon nie veel spesifieke voorbeelde van vroeë verkenningsreise in dié rigting gegee kan word nie, moet talle vryburgers in die loop van die agtiende eeu jagtogte, veral om ivoor te verkry, en ook veeruiltogte, daarheen onderneem het. Die Kompanjiesowerhede kon die boere in die afgeleë binneland nie verhinder om op dergelyke winsgewende ekspedisies te gaan nie. So moes die koloniale boere algaande 'n beter kennis van die streke oorkant die Oranjerivier opgedoen het. Die kennis het in 1777 vir kolonel Robert Gordon en die Britse reisiger William Paterson goed te pas gekom. Toe hulle 'n gedeelte van die Oranjerivier noord van die Sneeuberge verken, kon hulle die kennis benut.[9]

Presies hoe ver die boere die Transoranje binnegedring het, is moeilik om vas te stel. Natuurlikerwyse sou hulle nie geredelik inligting oor voordelige jag- en handelsmoontlikhede aldaar wou laat uitlek nie. Dit sou beperkende maatreëls tot gevolg kon hê wat toekomstige voordelige operasies in 'n skynbaar onbeperkte binneland kon bemoeilik. Gedurende die laaste kwart van die agtiende eeu het vae gerugte Kaapse regeringskringe bereik oor inboorlinge oorkant die Grootrivier wat as Betsjoeanas bekend sou staan.

Teen 1801 het die eerste Britse bewind besluit om 'n amptelike ekspedisie daarheen te stuur. Die direkte motivering was om, weens die heersende gebrek aan slagvee in die Kolonie, beeste daar te probeer ruil. Die bevel oor die ekspedisie is gesamentlik gevoer deur P. J. Truter, 'n lid van die Hooggeregshof en dr. W. Somerville, die assistent-kommissaris van Graaff-Reinet.[10]

8. *Ibid.*, pp. 316–317.

9. V. S. Forbes, *op. cit.*, p. 123 en Kaart 19; en C. J. Barnard, *Robert Jacob Gordon se loopbaan aan die Kaap*, Arg.-jb., 1950, I, p. 330 vlg. Vgl. ook Gordon Papers, V.C. 592–598 in die Kaapse Staatsargief.

10. As skoonseun van Truter het die bekende skrywer J. Barrow die ekspedisie se bevindings internasionaal versprei. Verder het die kunstenaar Samuel Daniell se tekenpen en kwas inwoners en tonele noord van die Oranjerivier – soos hy hulle persoonlik gesien het – verewig in sy *African Scenery and Animals*, 2 dele, Londen, 1804–1805, en ook in Barrow se werke. Vgl. J. Barrow, *A Voyage to Cochinchina . . .*, Londen, 1806, p. 361 vlg., met 'n kaart van suidelike Afrika teenoor p. 361.

Later het sewe boere uit die Roggeveld (waaronder Pieter Jacobs, naamgenoot van die latere Voortrekkerleier uit Beaufort-Wes) hulle by die ekspedisie aangesluit. Van die Prieskadrif oor die Oranjerivier het die Londense sendeling eerw. W. Edwards verder saamgereis. Oorkant die Oranje- en wes van die Vaalrivier het hulle ander sendelinge, Kicherer, Anderson en Kramer, aangetref. Verder noord, op die Kurumanrivier, het Edwards agtergebly om sy werk onder die Betsjoeanas te begin. By die groot inboorlingstat nog verder noord, Lattakoo, het die ekspedisie besluit om om te draai.

Die ekspedisie het nie daarin geslaag om vee te ruil nie, maar heelwat verdere inligting oor die binneland ingewin en bekend gemaak. Met die Londense sendelinge het sekere sendingbewuste burgers aktief meegewerk en belangrike hulp verleen, juis omdat hulle die afgeleë streek en sy mense reeds redelik goed leer ken het. Burgers het dus deur jagtogte, handelsekspedisies en sendingwerk inboorlingtale aangeleer en betroubare inligting ingewin aangaande die toegange tot die hart van Suidelike Afrika. Hierdie inligting het getuig van 'n gekompliseerde rassetoestand: nie slegs van Boesmans, Hottentotte en Bantoes nie, maar ook van Basters en rowerbendes wat, van verder langs die Oranjerivier af, almal bedreig het.[11]

Die kontak van die sendelinge met inboorlinge oorkant die Oranjerivier was die hoofrede vir 'n nuwe reis van ampsweë daarheen onderneem. Dit is deur die Bataafse owerhede in 1805 aangepak en was onder bevel van landdros H. van de Graaff van Tulbagh, vergesel deur dr. H. Lichtenstein, chirurg van die Hottentotskorps. Hierdie geselskap, wat ondersoek moes instel na die toestande wat deur die koms van die Londense sendelinge onder die Betsjoeanas ontstaan het, het ook deur die Prieskadrif gegaan. In Betsjoeanaland is heelwat Basters en ander emigrante uit die Kaapkolonie teengekom. By Lattakoo (die latere Kuruman), die mees noordelike punt deur hulle bereik, is geen sendelinge meer aangetref nie. Daar is bevind dat die toestand van die stamme vloeibaar was en dat baie gevare in die afgeleë streek die inwoners bedreig het. Gerugte is gehoor van Blankes wat van die ooskus daarheen sou gekom het.[12]

Om die onbekende gebied tussen Betsjoeanaland en die Portugese nedersetting aan die ooskus te verken, het lord Caledon drie jaar later weer 'n ontdekkingsekspedisie uitgestuur. Die leiers, dr. Cowan (assistent-chirurg van die 83ste Regiment) en luitenant Donovan (van die Hottentotskorps), moes vanaf Lattakoo noordwaarts afreis. Weer was dit 'n burger, ene Kruger, met 'n Baster, wat albei reeds baie jare onder die Betsjoeana- en Korannastamme rondgeswerf het, wat as tolke en gidse meegestuur is. Die sendeling Anderson, wat ook 'n hele ent saamgereis het, het die laaste tyding aangaande die reisigers teruggebring, want geeneen van hulle het teruggekeer nie. Of tropie-

11. Theal, *History since 1795*, I, pp. 98–103; Du Plessis, *Christian Missions*, pp. 101–107.
12. E. C. Godée Molsbergen, red., *Reizen in Zuid-Afrika in de Hollandse Tijd* (Van Linschoten-Vereeniging, XII), II, p. 193 vlg.; Theal, *op. cit.*, I, pp. 184–188.

se siektes of 'n gewelddadige dood daarvoor verantwoordelik was, kan nie vasgestel word nie. Geen betroubare inligting oor die Transvaalse gebied en sy verbinding met Portugees-Oos-Afrika is dus in 1808 ingewin nie.[13] Jare daarna sou reisigers in hierdie rigting nog inligting oor die verlorenes probeer verkry.

Volgehoue belangstelling in die Betsjoeanastreek kenmerk die jare 1811 tot 1813. Gedurende 1811–1812 besoek die reisiger W. J. Burchell Klaarwater en Lattakoo. In 1813 het eerw. J. Campbell, wat deur die Londense Sendinggenootskap uitgestuur is om die genootskap se stasies in Suid-Afrika te ondersoek, Klaarwater tot Griekwastad herdoop. Oor Lattakoo het Campbell ander afgeleë inboorlingstatte besoek en heelwat nuwe inligting ingesamel. Albei hierdie reisigers het uitvoerige verhale van hul ervarings met lewendige beskrywings van Betsjoeanaland gepubliseer.[14] Afbeeldinge van mense, artikels en tonele word gegee, asook kaarte. Campbell se kaart (wat ook in 'n Hollandse edisie van 1817 verskyn het) dek Betsjoeanaland en vermoedelik ook dele van Wes-Transvaal. Die verskeie Engelse uitgawes van Campbell se *Travels in South Africa* is wyd versprei en kon as gids dien vir belangstellendes.[15]

Met verloop van tyd sou die pad deur Griekwaland, Betsjoeanaland en Wes-Transvaal, verleng en verbreed, al belangriker word vir die bekendstelling van die onbekende binneland. Dit was 'n weg oor die gesonde en relatief droë plato wat toegang tot die hart van Suid-Sentraal-Afrika sou verleen.

*Latere verkenning na die Transoranje*

Die derde hoofrigting oor die Oranjerivier het oos van dié rivier se aansluiting by die Vaalrivier en noordwaarts gelei. Van dié rigting moet deeglik kennis geneem word. Die Oranje het hier die verste suidwaarts gekronkel, juis teenoor die noordoostelike dele van die Kolonie wat weer 'n betreklik goed bewoonde uitloper in daardie rigting uitgestoot het. 'n Hele aantal grensboere het in hierdie streek derhalwe taamlik naby aan die driwwe van die Oranje gewoon. Van die boere het dus in 'n vroeë stadium reeds, met verskillende motiewe, die Transoranje verken en nog later begin bewoon.

Die gebied wat later as die Suidoos-Vrystaat bekend sou staan, geleë aan die bolope van o.a. die Oranje-, die Caledon-, die Riet- en die Modderrivier,

13. Theal, *R.C.C.*, VI, pp. 508–509 en Theal, *op. cit.*, I, pp. 227–8. Vgl. ook S. Bannister, *Humane Policy*, Londen, 1830, kaart teenoor Appendix no. 9 agterin, waar die plek aangetoon word, noordwes van Delagoabaai, waar dr. Cowan veronderstel is om in 1810 gedood te gewees het.
14. Burchell, *Travels in the interior of Southern Africa*, 2 dele, Londen, 1822–1824; en Campbell, *Travels in South Africa, undertaken at the request of the Missionary Society*, 2de ed., Londen, 1815.
15. Campbell, *Travels* en J. Werninck, *Onderzoekingen naar den toestand des Christendoms in Zuid-Afrika, getrokken uit de reis van den eerwaardigen heer J. Campbell*, Groningen, 1817.

was 'n aantreklike landstreek met standhoudende water en uitstekende weiveld, waar wild baie volop was. Heel vroeg het Afrikanerboere die gebied verken om beter jagveld of beter weivelde te soek.[16] Dat Blankes reeds gedurende 1804–1809 die Oranjerivier ver oorgesteek het, kan van grafstene van ene Heyla de Beer en 'n mev. Olivier afgelei word.[17] Van 1819 af is dit bekend dat groot jaggeselskappe soos dié van G. P. N. Coetzee, O. J. van Schalkwyk, J. H. Snyman en L. J. Fourie, byna jaarliks die gebied besoek het. Deeglike verkenning is onderneem tot in die huidige distrik Thaba Nchu en tot aan die voet van Thaba Bosigo. So word die driwwe oor die versperrende riviere goed bekend en deur die jagters se waens word selfs paaie na die binneland oopgetrap. Voor 1830 kon daar reeds van verskillende roetes na die noorde gepraat word. Dié aantreklike, maklik bereikbare gebied, het ook bekend geword as 'n grotendeels ontvolkte streek, waar benewens Boesmans, rondswerwende Bantoes aangetref kon word.[18]

Inderdaad het Trekboere hulle minstens sedert 1821 tydelik oorkant die Oranjerivier gevestig. Weens gedurige somerdroogtes en die vernieling van hul weiveld in die Kolonie deur sprinkane en rondtrekkende wildsbokke, het grensboere in die twintigerjare, nieteenstaande die afkeur van regeringsbeamptes, met hul vee deur die Oranjedriwwe uitkoms gaan soek. Sommige boere het in 1825 bv. hul tydelike bewoning van die Transoranje as „een kleijn uijtvlug" van die owerheid afgesmeek.[19] As noodmaatreël moes die owerheid dit toestaan, maar onder die uitdruklike verstandhouding dat die boere binne 'n beperkte tyd na die Kolonie moes terugkeer. Ofskoon kommissaris-generaal Stockenstrom dit die boere graag heeltemal wou verbied, het hy besef dat hulle in elk geval sou trek en dat hy hulle dan nie sou kon keer nie. Om moeilikhede in die toekoms te voorkom, het hy die Trekboere laat onderneem om geen permanente geboue in die Transoranje op te rig of grond daar te verbou nie; handel mog hul ook nie dryf nie en aan die inboorlinge mog geen skade berokken word nie.

Toe Stockenstrom twee jaar later nie weer verlof wou gee nie, het die grensboere tog maar oor die Oranje getrek. En die jaar daarop is nie weer om verlof gevra nie, maar is die owerheid bloot van hul trekvoornemens, of die feit dat hulle reeds oorkant die Oranje was, in kennis gestel. In dié jaar, 1828, was toestande in die Kolonie so swak dat die Trekboere eenvoudig op groot skaal oorkant die rivier gebly het. Die grensbeamptes moes hulle maar

16. Vgl. J. J. Oberholster se *Die Suidoos-Vrystaat: 'n historiese oorsig*, 'n ongepubliseerde studie, deur die skrywer goedgunstiglik aan my geleen. Kyk p. 4 en sy Kaart I teenoor p. 5.
17. Oberholster verwys na grafstene in die Nasionale Museum, Bloemfontein.
18. Oberholster bou op pp. 5–9 sy studie op verklarings in Theal se *Basutoland Records*, I, p. 232 en II, pp. 242–439.
19. Versoekskrif deur G. H. Kruger en ander veldkornette aan Stockenstrom, 19 Sept. 1825, aangehaal deur P. J. van der Merwe, *Die Noordwaartse Beweging van die Boere voor die Groot Trek (1770–1842)*, Den Haag, 1937, p. 208.

daarmee versoen dat die noodtoestand waarin die boere verkeer het, hulle nie toegelaat het om terug te keer nie. Onder dié omstandighede kon die wet wat hulle sou moes terugdwing, nie toegepas word nie.[20]

Toe in 1829 gerugte die owerheid bereik het dat die Trekboere met die Griekwas sou gebots het, dat die boere noord van die Oranje sou begin ploeg en saai het, dat sommige selfs al tot aan die Hartsrivier sou voortgetrek en afgebakende plase sou aangelê het – het die regering ondersoek laat instel. Intussen het boere uit Graaff-Reinet versoekskrifte ingestuur waarin hulle om plase langs die Modder- en Rietrivier aansoek gedoen het. Dit het inderdaad die vermoede bevestig dat boere hulle permanent in Transoranje wou vestig. Hierdie „spirit of expatriation", het die owerheid gevrees, sou die toeëiening van inboorlinggrond tot gevolg hê. Die Trekboere is dus gelas om terug te keer. Sommige boere het nietemin aangebly. Dié noordwaartse beweging van die boere het verder meegebring dat smouse en slagtersknegte daar sake gaan doen het.

Dit is dus duidelik dat baie grensboere in die laat twintigerjare in 'n besonder gunstige posisie was om uitgestrekte dele van die suidelike Transoranje deeglik te verken. Daar kan verder aanvaar word dat, gedurende hul langdurige verblyf, streke aanliggend aan die suidelike Transoranje ook minstens om die jag en die handel verken sou gewees het. Dan merk ons 'n groter verskeidenheid in die besoekerstroom: smouse en slagtersknegte deurreis en verken ook die Transoranje. In verskillende kringe word heelwat kennis dus ingesamel en in wyer kringe, veral in die koloniale grensdistrikte, weer versprei.[21]

Toe toestande in die Kolonie teen 1830 verbeter het, het die Transoranjetrekboere op sterk owerheidsdruk reageer en na die Kolonie teruggekeer. Stockenstrom het hom die swak posisie van die Boesmans in die Transoranje aangetrek en sy hoop op die stigting van sendingstasies daar gevestig. Deur die aanlê van die Londense sendingstasie *Philippolis* (1823) het hy gehoop dat sendelinge die nodige opheffingswerk sou doen en beskerming kon verleen. Die boere moes nie permanente regte noord van die Oranje verkry nie. Verder moes die sendingnedersettings poog om Griekwas, Korannas en ander inboorlinge te verhinder om die Boesmans te veronreg. Die Griekwas, net soos die Trekboere, emigrante uit die Kolonie, het hulle egter na 'n paar jaar, met sendingtoestemming, ook op *Philippolis* gevestig en sodoende mettertyd daarvan 'n Griekwa-nedersetting gemaak. Dit was onder bearbeiding van eerw. Wright dat Adam Kok en talle volgelinge hulle daar gevestig het. Stockenstrom se Boesmanbeleid het misluk. Die swakkere Boesmans kon hulle belange nie teenoor die sterkere Griekwas handhaaf nie; nòg teen die nog sterkere Trekboere, wat onvermydelik sou terugkeer, en van wie sommige hulle reeds permanent daar gevestig het.

Transoranje-trekboere het gedurende 1829–1830 ooreenkomste met Boes-

20. Van der Merwe, *op. cit.*, pp. 208–230; *Vm.*, I, p. 10 vlg.
21. *Ibid.*, pp. 231–236 (aanhaling op p. 234).

mans gesluit waarkragtens laasgenoemdes groot stukke grond langs die Rietrivier vir vee verruil het. Dit het nie die goedkeuring weggedra van die Britse owerheid wat die boere nie as grondeienaars daar wou erken nie. Oor die teenwoordigheid van die boere daar het Adam Kok en sy Griekwas teen 1829 begin kla, maar die Kaapse Goewerneur het getwyfel of die regering die boere kon verplig om na die Kolonie terug te keer. Al wat gedoen kon word, is om dit sterk onder die boere se aandag te bring dat hul veiligheid daar uitsluitlik daarvan sou afhang hoe hulle hul teenoor die inboorlinge gedra.

In 1830 het Stockenstrom self op 'n inspeksiereis na Transoranje gegaan en bevind dat die Griekwas eintlik die vernaamste aantasters van die regte en lewens van die Boesmans en Betsjoeanas was. Teen die Griekwas se perde en vuurwapens was dié inboorlinge nie bestand nie. Stockenstrom moes verder erken dat die Britse owerheid nòg die Griekwas uit die Transoranje kon verdryf nòg die Trekboere kon verhinder om daarheen te trek. Die Britse regering sou dus maar sy invloed moes probeer gebruik om te verhoed dat Trekboere en Griekwas oor grond in die suidelike Transoranje slaags sou raak.

Dat twee groepe emigrante uit die Kolonie nou reeds noord van die Oranje op die vooraand van 'n dreigende botsing oor die gronde waarop hulle hul daar permanent wou vestig, gestaan het, toon duidelik die besondere mate waarin die gebied reeds die aandag getrek het. Terwyl baie soorte persone in die Kolonie se belangstelling daarin gaande gemaak is, was dit by uitstek die Trekboer wat sy belangstelling in die binneland ten beste verder kon uitlewe. Vanaf hul vooruitgeskowe basis was die Trekboere uitnemend in staat om belangrike verkennings in die binnelande van Suidelike Afrika te onderneem en die resultate ook onder hul rasgenote en dikwels familielede, die koloniale oosgrensboere, bekend te stel.[22]

'n Nuwe trekvlaag na die Transoranje het in 1830 plaasgevind en in baie gevalle het die boere getrek sonder om verlof te vra. Deur ondervinding geleer, het die boere gemeen dat dit nie werklik gevaarlik was nie, alhoewel siviele kommissaris Van Ryneveld hulle met vervolging gedreig het.

Volgens dr. Philip het die boere teen dié tyd al jaarliks in sulke groot getalle oor die Oranje getrek dat dele van die Kolonie onverdedigbaar begin leeg loop het. „The farmers," gaan dr. Philip voort, „generally proceed with 3, 5, 10 or even more wagons, to a great distance up the Caledon, Orange, Reed and Modder rivers, and continue at the different ravines, interspersed throughout the country, for many hundreds of miles. Each farmer brings nearly his whole stock of cattle with him, including often the herds of one or two friends, who have remained at home." Ook die feit dat die boere jaggeselskappe organiseer om die wildryke dele van die Transoranje op te soek, sê dr. Philip, is 'n rede vir hul besoeke: „A farmer and his son proceeded last year so far as 10 long days' journey (about 250 miles) from the Orange

22. *Ibid.*, pp. 237–278.

river to the source of the Modder River (d.w.s. na die Drakensberge). They shot 18 Hippopotami; sold from their skins a load of samboks, even with the sides of the waggon, the large at 3 Rixdollars and the smaller at 4 skillings, besides 180 lbs. of bacon of the animals at 4 skillings the pound."[23]

Die Trekboere het nou ongehinderd gereelde seisoensmigrasies na Transoranje gemaak, al was daar ook goeie jare in die Kolonie. Met die groot droogte van 1833 is die noordelike dele van die Kolonie feitlik ontvolk: 'n onkeerbare stroom boere is die Oranje oor. Op 'n bevel om terug te keer en 'n amptelike dreigement dat ernstige gevolge uit 'n aanklag by die Goewerneur sou voortspruit, het veldkornet M. A. Oberholzer in 1834 geantwoord dat geeneen „uijt halstaaregheijd tegen het Gouvernement" getrek het nie. Dit sou onmoontlik wees om op daardie tydstip terug te keer. Omdat Adam Kok hulle nie aan die Rietrivier wou duld nie, het die mense waaroor Oberholzer gerapporteer het, noordwaarts na die Modderrivier voortgetrek. Dáár was die veld te swak en was die getal Trekboere so groot dat sommige nog verder noord, en selfs tot by die Vaalrivier, gegaan het. Weliswaar was die Trekboere bereid om hulle aan die wette en bevele van die koloniale owerheid te onderwerp, maar hulle moes noodgedwonge trek ter wille van 'n bestaan, en in dié proses het hulle so diep in Transoranje ingedring dat hulle die Vaalrivier bereik het.[24] Gevolglik kon hulle redelik maklik die noordelike Transoranje en Wes- en Suid-Transvaal besoek om te jag en handel te dryf met die inboorlinge. Aldus het betroubare inligting oor die belangrikste van alle verkenningsrigtings in Suid-Afrika op 'n breë front onder die grensboere op die koloniale noord- en oosgrens bekend geword. En hierdie inligting sou aan belangstellende boere verder suidwaarts meegedeel word.

*Latere verkenning na die Ooskus*

Dit was die koms van die Britse Setlaars na die suidoostelike dele van die Kaapkolonie wat 'n beslissend belangrike rol gespeel het in die opening van die roete oor see en oor land deur die huidige Transkei na Natal. Waar Afrikaanssprekende Oosgrensboere reeds kennis gedra het van gedeeltes van die roete na Natal, sou dit by uitstek Engelssprekende handelaars en Wesleyaanse sendelinge wees wat finaal na Port Natal deurgebreek het.

Gedurende die vroeë jare twintig het die Britse Admiraliteit die suidooskus van Suidelike Afrika laat verken. Kaptein W. F. Owen het met die *Leven* en *Barracouta* tydens 1822–1823 Delagoabaai, Inhambane, Sofala en aangrensende kusdele besoek.[25] Toe Owen in 1825 weer die Kaap aandoen, kon die in-

23. *Ibid.*, pp. 279–282 (aanhaling op p. 282) uit C.O. 1778: Sir R. S. Donkin's Collection of Missionary Complaints: Dr. Philip, Return of Missions, 1830.

24. *Ibid.*, pp. 282–290 (aanhaling op p. 288).

25. W. F. W. Owen, *Narrative of Voyages to explore the shores of Africa, Arabia, and Madagascar* (H. B. Robinson red.), 2 dele, Londen, 1833; en T. Boteler, *Narrative of a Voyage of Discovery to Africa and Arabia*, 2 dele, Londen, 1835.

woners heelwat betroubare inligting oor Suidoos-Afrika inwin. Daar is reeds pogings aangewend om met klein handelsvaartuie uit Tafelbaai en Algoabaai kommersiële betrekkinge op dié kus te probeer open; maar die hawens van Portugees-Oos-Afrika het te ongesond geblyk en J. R. Thompson, F. G. Farewell en J. S. King het te Port Natal 'n basis gevind. Die streek om die enigste goeie hawe op dié deel van die kus is grotendeels ontvolk deur die uitdelgingsoorloë van Shaka, wat nou ingestem het dat van die setlaars hulle daar kon vestig. Die klein handelsnedersetting het egter nie daarin geslaag om Britse beskerming te verkry nie.[26] Later is hulle versterk deur N. Isaacs en ander persone, wat verdere handelsbelange verteenwoordig het. Mettertyd het van die vlugtelingnaturelle hulle om sommige van die setlaars geskaar, wat nou feitlik as stamhoofde begin leef het.[27]

Saam met die Britse Setlaars het in 1820 'n energieke en bekwame Wesleyaan aangekom, eerw. William Shaw, wat hom op Salem in die distrik Albanie gevestig het. Shaw het hom glad nie beperk tot die geestelike bearbeiding van Britse Setlaars nie, maar het sy blik ver na die noordooste gerig. Uit Salem het hy spoedig geskryf: „. . . *there is not a single Missionary Station* between the place *of my residence*, and *the northern extremity* of the *Red Sea* . . . Here, then, is a wide field, – the *whole eastern coast of the continent of Africa*."[28]

In 1823 het 'n eensame Wesleyaanse sendeling, Threlfall, by die ongesonde Delagoabaai geland (destyds verreweg die mees noordoostelike sendingstasie) en daar begin werk, maar hy is siek aan koors deur 'n walvisvaarder daarvandaan na Tafelbaai teruggebring.[29] Dieselfde jaar het Shaw oorkant die koloniale oosgrens sy droom van 'n ketting van stasies deur Kafferland begin verwesenlik deur die stigting van *Wesleyville*. Sewe jaar later, in 1830, is die ketting deur Kafferland voltooi toe *Buntingville* tweehonderd myl verder op pad na Port Natal in Pondoland aangelê is. Eerw. W. Boyce het Faku se stam hier bearbei. Langs hierdie stasies is 'n bruikbare weg oorland van Grahamstad na Port Natal geopen waarlangs nie alleen pos vervoer is nie, maar handelaars, sendelinge, jagters en ontdekkers met nie te groot gevaar kon afreis.[30]

26. Aanvanklik was Josias Hoffman met sy seun J. P. Hoffman, later die eerste President van die Oranje-Vrystaat, onder die eerste Port Natalse Setlaars. N.844: Notarial Acts and Deeds, G. Cadogan, II, no. 2011, 8 Januarie 1825 en no. 2182, 7 Junie 1825 (K.A.). In die Local History Museum te Durban berus 'n tekening deur Josias Hoffman Sr. van hul vroeë kamp. Kyk Janie Malherbe, *Port Natal*, Kaapstad, 1965, pp. 13–15 en H. F. Fynn, *The Diary of Henry Francis Fynn* (Stuart en McK. Malcolm reds.), Pietermaritzburg, 1950.
27. N. Isaacs, *Travels and Adventures in Eastern Africa* (L. Herman & P. R. Kirby reds.), Kaapstad, 1970, pp. x-xiii.
28. W. Shaw, *Memoir of the Rev. William Shaw* (W. B. Boyce red.), Londen, 1875, p. 95.
29. T. Cheeseman, *The Story of William Threlfall*, Kaapstad, 1910, pp. 35–60.
30. Shaw, *Memoir*, Hoofstuk IV; Williams, *The Missionaries on the Eastern Frontier of the Cape Colony*, Hoofstuk 3; *S.A. Almanac*, 1832, pp. 187–188.

Toe Shaka in 1828 afgesante as vriendskapsgebaar oorsee na die Kolonie gestuur het, is verdere belangstelling in Natal opgewek. Die volgende jaar het 'n ontdekkingsekspedisie onder dr. Cowie, 'n mediese dokter van Albanie, en 'n Grahamstadse handelaar, Benjamin Green, deur Natal na Delagoabaai afgereis. Aangesien albei ontdekkers op hul terugreis oorlede is en 'n relaas van hul ervarings tog die Kolonie bereik het, is heelwat prominensie nou aan Suidoos-Afrika gegee. Boere van Albanie, Uitenhage en Somerset se belangstelling sou vanselfsprekend geprikkel word.[31]

Drie jaar later, in 1832, het dr. Andrew Smith (nog 'n mediese dokter) 'n belangrike tog deur die Transkei onderneem om Dingane te gaan besoek ten einde 'n vriendskaplike verhouding te bewerkstellig. Op sy terugkeer het Smith in *The Graham's Town Journal* van 24 Augustus 1832 sy roete na Natal gepubliseer ter inligting van diegene wat begerig mog wees om die gebied te besoek.[32] Onder Smith se geselskap was 'n Hermanus Berry oor wie gerapporteer is dat hy besonder ingenome sou gewees het met die prag van Natal. Hy sou uitgeroep het dat hy nog nooit so 'n mooi plek gesien het nie. Indien die Britse regering van Natal 'n drosdy wou maak, sou hy bygevoeg het, sou hy nooit weer in die Kolonie wou woon nie. Bes moontlik het Berry, wat 'n Afrikaanssprekende moeder gehad het, kontak deur Swellendammers met Piet Uys en sy vader en hul groot familie gehad.[33]

Steeds meer inligting oor Natal, Delagoabaai en ander Portugese hawens het oor land by Grahamstad uitgekom en oor see by Port Elizabeth. Handels- en seevaartnuus oor dié streke is wyd versprei omdat dit dikwels in koerante en tydskrifte gepubliseer is. Dieselfde het gebeur met sendingnuus en nuus oor woelinge onder die Zoeloes en ander Bantoestamme. In *The South African Commercial Advertiser, The Graham's Town Journal* en *De Zuid-Afrikaan* is in die begin van die jare dertig heelwat berigte te vind waarin belangwekkende inligting oor gebeure en toestande in Suidoos-Afrika gelees kon word. Die meeste berigte was ook in Hollands beskikbaar en dus maklik bekombaar vir grensboere. Mondeling is sulke inligting ook redelik maklik versprei, want waar die landweg oor Grahamstad gegaan het, het die seeweg veral oor Port Elizabeth gegaan. 'n Baie groot aantal grensboere sou later uit die distrikte Albanie en Uitenhage trek; hulle kon dikwels in persoonlike kontak met Natalse reisigers gekom het.[34]

In 'n doelbewuste poging om die inwoners van die Kaapkolonie, sowel as die Imperiale regering, te oortuig dat daar verdere aandag aan gegee moes

31. J. C. Chase se kommunikasie aan die *South African Institution*, gepubliseer in die *South African Quarterly Journal*, Julie–Sept. 1830. Vgl. Kirby, *Sir Andrew Smith*, pp. 128–129.
32. Vgl. P. R. Kirby (red.), *Andrew Smith and Natal*, V.R.V. no. 36, pp. 1–56.
33. *Ibid.*, pp. 5, 12 en 32.
34. Vgl. o.a. Ethel Campbell's Notes „C", 27675 en „E", 27677, in Killie Campbell-Biblioteek, Durban.

word, is die handelsbelangrikheid van die aantreklike Natal vroeg en herhaaldelik onder die aandag gebring. Waar die Britse regering konsekwent geweier het om dit te annekseer, moes die grensboere, wat oorweeg het om hulle aan die Britse gesag in die Kaapkolonie te onttrek en in die noorde en noordooste 'n eie staat te stig, aan Natal ernstige aandag gee. Inderdaad sou 'n eie, goeie hawe daar beskikbaar wees.[35]

*Latere verkenning na Suidwes-Afrika*

Wesleyaanse sendelinge het sorg gedra dat die roetes na die huidige Suidwes-Afrika nie vergeet sou word nie. Reeds voor 1820 was hulle te *Bethany* (oos van die huidige Lüderitz) werksaam. Van hier reis eerw. B. Shaw in 1820 in 'n noordoostelike rigting om swakbekende stamme te besoek.[36] Die later baie bekende eerw. James Archbell word nou aangestel as sendeling vir die verlate Londense sendingstasie *Warmbad*, maar weens inboorlingtwiste verhuis hy na Transoranje se sogenaamde Betsjoeanastreek. Archbell het in 1824 'n artikel onder die opskrif „Beschryving der Walvischbaai en omleggende plaatsen aan de westkust van Afrika" in *Het Nederduitsch Zuid-Afrikaansch Tydschrift* gepubliseer waarin hy inligting oor die Damaras en hul land meegedeel het en verklaar het dat 'n baie voordelige handelsverkeer met hulle gevoer kon word om vee en olifantstande te bekom. Op kaarte van die tyd word Damaraland gewoonlik duidelik aangegee en dikwels as 'n land baie geskik vir vee beskryf. Heelwat riviere word aangedui, asook „vrugbare vlaktes". Dit word skynbaar beskou as 'n goeie land te midde van groot woestyne en dorre streke, of die begin van 'n beter deel van Afrika wat verder op langs die weskus sou strek.[37]

*Latere verkenning na Betsjoeanaland en aangrensende streke*

In die jare twintig van die negentiende eeu is besonder betekenisvolle verkenningswerk in die Betsjoeanalandse rigting gedoen. Nie alleen het ontdekkingstogte Betsjoeanaland verder noord bekend gestel nie, maar verkenning na die weste het die moeilik-begaanbaarheid van 'n uitgestrekte halfwoestyn bevestig. Dit was ooswaarts dat die belangrikste togte gemaak is in streke waar die Voortrekkers hulle binnekort sou kom vestig. In 'n voortgesette strewe om 'n goeie weg na die ooskus te baan, het verkenners ver in Suid-, Noord- en Oos-Transvaal ingedring. Waar die Transoranje deur Trekboere tot by die Vaalrivier intensief vanuit die suide verken is, het sendelinge nou ook vanuit die weste ooswaarts na Basoetoland die omgewing verken en daarheen verhuis.

'n Belangrike ontdekker in hierdie rigting was die Londense sendeling Ro-

35. Kirby (red.), *Andrew Smith and Natal*, pp. 145–177; Immelman, *Men of Good Hope*, p. 129.
36. B. Shaw, *Memorials of South Africa*, Londen, 1820, pp. 54 vlg., 89 en 127–128.
37. No. II, Mei–Junie 1824, deel I, pp. 145–151.

bert Moffat, wat hom in 1820 by die goeie basis Lattakoo gevestig het. Saam met Moffat het Campbell op sy tweede reis gegaan en van Lattakoo oor die Moloporivier die groot stat Kurreechane bereik. Daar is verneem dat krale van noordooswaarts verkry is, digby die „Groot Water". Toe Campbell die relaas van sy reis in 1822 gepubliseer het, het hy 'n kaart wêreldkundig gemaak, benewens gekleurde illustrasies van inwoners en artikels van Betsjoeanaland. In die kaart word die hele streek tussen Betsjoeanaland en die ooskus blanko gelaat; wes van die Kalahari word die „Great Southern Zahara Desert" aangetoon.[38] Die handelsbewuste reisiger George Thompson, wat Lattakoo in 1823 besoek het en sy ervarings bekend gemaak het in sy *Travels*, wat in 1827 twee edisies belewe het, vertel van 'n wegloperslaaf wat die roete van Delagoabaai beskryf het as 'n maklike reis van sowat tien dae.[39]

Betsjoeanaland is nou oor verskillende roetes bereik. Een van die vernaamstes het oor Graaff-Reinet en Colesberg, oor Philippolis na die Vaalrivier gelei en dan oor Griekwaland noordwaarts. Al hoe meer boere uit die noordelike en noordoostelike grensdistrikte kon dus van die steeds toenemende aantal reisigers inligting omtrent die Transoranje en Wes-Transvaal bekom. Dit kon boere wat reeds geneig was om jag- en handelstogte noordwaarts te onderneem, verder daartoe aanspoor om ook intensiewe verkenningswerk aan te pak.[40] So het Carel Hendrik Kruger gedurende 1824 tot 1828 verskeie memories oor ontdekkingsreise aan die owerheid gerig;[41] en het G. S. Bronkhorst van die distrik Beaufort-Wes in 1824 reëlings getref om met vier ander persone olifante te gaan skiet.[42]

38. J. Campbell, *Travels in South Africa, undertaken at the request of the London Missionary Society; being a narrative of a second journey in the interior of that country*, 2 dele, Londen, 1822; R. Moffat, *Missionary Labours and Scenes in Southern Africa*, Londen, 1842. Kyk ook C. Northcott, *Robert Moffat: Pioneer in Africa 1817–1870*, Londen, 1961.
39. G. Thompson, *Travels and Adventures in Southern Africa*, Londen, 1827 (faksimileeherdruk, 1962), pp. 117–119. Die slaaf Arend was 'n ruk saam met Coenraad de Buys, wat hom sowel in Betsjoeanaland as in die latere Transvaal opgehou het. 'n Poging om laasg. te beweeg om terug te keer en inligting oor die binneland mee te deel, het misluk. Vgl. A. E. Schoeman, *Coenraad de Buys*, p. 94 vlg.
40. Dat die Oranjerivier hier geen wesenlike belemmering was nie, blyk uit die talle driwwe daardeur. Kyk o.a. F. Rawstorne se „Map of the Division of Colesberg", Kaart 2/44. Paaie in die noordelike wyke van die distrik Graaff-Reinet vir ongeveer 1825 word aangegee in Kaarte 831 en 832; en in 'n latere kaart (431) word roetes oorkant die Oranjerivier aangedui (almal in K.A.).
41. S. H. Pellissier, *Jean Pierre Pellissier van Bethulie*, Pretoria, 1956, pp. 210–212.
42. C.O. 4320: Book of Memorials, 1823–1825, no. 1250, versoek gedateer 19 November 1824. G. S. Bronkhorst is blykbaar 'n neef van die meer bekende J. G. S. Bronkhorst wat vroeg reeds uit Beaufort-Wes getrek het om 'n vername lid van die Potgietertrek te word, en later met sy broer Lucas Cornelis by Groenkloof, Pretoria, gewoon het. Sien De Villiers, *Geslacht-Register*, A–J, p. 121; S. P. Engelbrecht en andere reds., *Pretoria (1855–1955)*, Pretoria, 1955, pp. 2 en 245–255; P. J. van der Merwe, *Nog verder Noord*, p. 4.

Sover bekend was dit by uitstek handelaars soos David Hume, A. G. Bain en J. B. Biddulph wat in dié rigting die verste noord en noordoos verken het. Nie alleen het hulle belangrike ontdekkings gemaak nie, maar inligting is ook geredelik op afgeleë boereplase en deur nuusblaaie en tydskrifte versprei. Op die mees resente kaarte van daardie tyd, destyds deur Arrowsmith in Londen gepubliseer, tref ons die roetes aan deur hulle gevolg en dus sommige resultate van hul reise. In 1826 het die twee Graaff-Reinetters Bain en Biddulph noordoos van Lattakoo oor die Moloporivier en ver noord van Mosega, tot by ongeveer 24° Suiderbreedte gereis. Soveel inligting moontlik oor die winsgewende ivoorhandel was hul oogmerk. Gedurende 1826–1830 is heelwat van die ingewonne inligting in die Kaapse periodieke literatuur bekend gemaak.[43] Deurdat die Skot Hume hom te Lattakoo gevestig het, was hy in 1830 in staat om daarvandaan baie ver noordwaarts deur te dring in 'n onsuksesvolle soektog na goud noord van die Limpopo. Op sy terugtog het hy waarskynlik langs die Waterberg, noord van die huidige Pretoria en oor Mosega na sy hoofkwartier gegaan.[44]

Ongeveer in 1827 het die vennote Robert Scoon en William McLuckie op hul eerste jag- en handelstog op die waspore van eerw. J. Campbell gegaan wat hulle langs die ryk Bahurutzi-mynstreek na die oorsprong van die Maricorivier gevoer het. Die winsgewendheid van hierdie tog het hulle aangespoor om twee jaar later van die Moloporivier ooswaarts die latere Transvaal in te reis. Deur Moselikatse uitgenooi om in sy gebied, wes van die huidige Zeerust, te kom handel dryf en te jag, het hulle die Matebeleryk goed leer ken. In dié ivoor- en beesryke gebied dryf hulle 'n baie winsgewende handel wat bykans £1800 bedra. Die reis het die sendelinge Robert Moffat en James Archbell aangespoor om Moselikatse ook te besoek. 'n Uittreksel van Scoon se joernaal is teen die middel van 1830 te Kaapstad voorgedra en in *The Cape of Good Hope Literary Gazette* gepubliseer. Dit het meegebring dat Scoon en McLuckie se reis tesame met dié deur Bain en Biddulph nog lank op kontemporêre kaarte aangebring sou word.[45]

43. M. H. Lister (red.), *Journals of Andrew Geddes Bain,* V.R.V. 30, pp. XV en pp. 3 vlg. Gedurende Nov.–Des. 1826 het Bain self in die *S.A. Com. Adv.* belangwekkende gebeure op hierdie reis beskryf. Later, in Julie en tot Sept. 1830, is 'n deel van sy joernaal in *The S.A. Quarterly Journal* gepubliseer.
44. L.G. 108: Letts. Rec. from Col. Sec., 1858, Brief statement of affairs as they exist between Mr. D. Hume and the Kuruman missionaries, p. 167 (K.A.); S. D. le Roux, *Baanbrekers en Jagters van Suid-Afrika,* Kaapstad, 1940, pp. 29–30; *S.E.S.A.*, deel 5, p. 656.
45. *The Cape of Good Hope Literary Gazette,* 21 Julie 1830, pp. 402–407; Steedman, *Wanderings,* II, pp. 185–188; A. Smith, *Diary,* I, pp. 263, 266–267; Moffat, *Matabele Journals,* I, p. 4 vlg. Vgl. verder Muller, „Robert Scoon, 'n vroeë Suid-Afrikaner", *S.A.H.J.*, nr. 4, Nov. 1972.

*Verkenning op die vooraand van die Groot Trek*

In die vroeë dertigerjare het dieselfde handelaar-jagters en ook ander reisigers verder noordwaartse reise onderneem. Vanaf die vroeë maande van 1833 is hul reise in *The Graham's Town Journal* vermeld en soms beskryf. Daar is vertel van die handelaar Whittle se jaar lange tog gedurende 1832–1833 na die Limpopo se noordwestelike tak anderkant die Magaliesberg;[46] asook van die lang reis deur die handelaars David Hume en Hugh Millen, wat so 'n gunstige beskrywing van die noordelike binneland tot by die Steenbokskeerkring teruggebring het dat die nuutgestigte *The South African Literary and Scientific Institution* 'n lewendige belangstelling in verdere ontdekkings begin toon het.[47] Dan is ook van McLuckie se terugkeer van Lattakoo vertel.[48]

Die reeks verkenningstogte deur Engelstalige handelaar-jagters het 'n belangrike invloed op die grensboere uitgeoefen. Waar die publikasie van hul ondernemings in Engels in *The Graham's Town Journal* slegs sekere grensboerleiers soos Gert Maritz, Piet Retief en Piet Uys se aandag getrek het, het die lang ossewareise dwarsdeur die oos- en noordgrensdistrikte, om ook daar handel te drywe, gereeld waardevolle inligting aan die grensboere verskaf. Lewendige verhale is deur die vlot Hollandssprekende, gewoonlik Skotse, handelaars vertel en op hul terugreise is die tasbare resultate van hul togte op hul swaarbelaaide waens ten toon gestel. Gevolglik is tussen die jare 1826 en 1835 baie Afrikaner-grensboere aangespoor om self uit Uitenhage, Albanie, Somerset en Graaff-Reinet die wondere en heerlikhede van Afrika met eie oë te gaan besigtig. Spraaksame, gesellige handelaars, wat, net soos die grensboere, jagters was, het die belangstelling van heelwat grensboere in die noordelike binneland geprikkel.[49]

Verkenningswerk deur handelaars en sendelinge het dikwels, soos reeds aangetoon, hand aan hand gegaan. Benewens Londense sendelinge, was Wesleyane in die Betsjoeanastreek steeds op die uitkyk na nuwe stamme aan wie, en nuwe roetes waarlangs, die Christelike boodskap gebring sou kon word. Toe S. Broadbent in 1822 na die Barolong te *Makwassi* in die huidige Wes-Transvaal gegaan het, is daarmee dieselfde weg vir Archbell twee jaar later voorberei. Die stasie is egter verlaat en Archbell het vir die Barolong 'n nuwe stasie, *Platteberg*, oorkant die Modder- en digby die Vaalrivier gestig. Van hier het Archbell in 1829 'n merkwaardige verkenningstog na die noordooste onderneem: deur die noordelike Transoranje, die bolope van die Vaalrivier is deur hom verken, en (volgens Arrowsmith se kaart van Suid-Afrika in 1836 in Londen gepubliseer) hy het tot binne sowat 130 myl van Delagoabaai by die Olifantsrivier op 27° Suiderbreedte gevorder. Die Wesleyaan

46. *The Graham's Town Journal*, 28 Maart 1833, en Kirby, *Sir Andrew Smith*, p. 129.
47. *The Graham's Town Journal*, 23 Mei, 27 Junie en 4 Julie 1833; Kirby, *Smith*, pp. 128–130.
48. Kirby, *Smith*, p. 129.
49. Muller, *Leiers na die Noorde: Studies oor die Groot Trek*, Kaapstad, 1976, p. 28 vlg.

wou Port Natal probeer bereik, of minstens „to gain such information respecting it, as will lead to an assurance of our being able to visit that place for supplies".[50] Weliswaar het hy nie sy onmiddellike oogmerk bereik nie, maar baie waardevolle inligting is ongetwyfeld beskikbaar gestel, nie net in sendingkringe nie maar ook in 'n wyer kring van belangstellendes. In 1833 het Archbell met sy Seleka-Barolong na die midde-oostelike Transoranje verhuis, waar 'n hele kompleks Wesleyaanse stasies tot stand gekom het. Sy eie bekende stasie, *Thaba Nchu,* ressorteer hieronder, en dan is daar ook *Lishuane, Umpukani* en *Platberg,* o.a. Namens Moroka en ander hoofmanne het die Wesleyane van Moshesh ongeveer 250 vk. myl rondom Thaba Nchu vir vee geruil.[51] Uit die nuwe vooruitgeskowe sendingbasis is beplande en toevallige verkenning gedoen wat nuwe inligting veral op die lang pad na en van die sendingveld aan belangstellende grensboere verskaf het. Dan het sendelinge gewoonlik in Hollands vir die grensboere godsdiens gehou en was daar ook geleentheid om hulle in te lig oor die binneland. Naas die handelaars was sendelinge belangrike verkenners en ook jagters, wat heelwat oor wilde diere en wilde mense kon vertel.

Sendelinge van die Paryse Evangeliese Genootskap het in die vroegste jare dertig vanuit Betsjoeanaland belangrike verkenningswerk gedoen – eers Lemue en Rolland (wat tewens vir Moselikatse besoek het), gevolg deur J. P. Pellissier. Laasgenoemde rapporteer in 1832 aan Parys aangaande sy besoek aan Moselikatse dat die Matebelekoning se land suidwes van Mosambiek lê tussen 21 en 22 Suiderbreedtegraad en 29 en 31 Oosterbreedtegraad van die meridiaan van Parys af bereken. Alhoewel warm, is die klimaat baie gesond.[52]

In die bewussyn dat die Suid-Afrikaanse binneland, nieteenstaande heelwat verkenning, nog in werklikheid baie swak bekend was, word intensiewe en volgehoue verkenning nou onderneem. Waar daar soveel botsende individuele verslae oor die geheime en wondere van Afrika die Kolonie bereik het, is dit begryplik dat daar in Junie 1833 deur die „Cape of Good Hope Association for Exploring Central (*sic*) Africa" 'n ekspedisie uitgerus is om op wetenskaplike grondslag stelselmatige ontdekkings aan te durf. Dr. Andrew

50. Box South Africa, III, Albany 1825–1830, File Albany 1828–1830 (Wesleyan Methodist Missionary Archives, Londen).

51. Kyk. I. S. J. Venter se studies *Die Sendingstasie Thaba Nchu 1833–1900* (Mededelings van Unisa, C.18, Pretoria, 1960, pp. 7–8 en 21 vlg.) en *Die ruilkontrakte in 1833–34 aangegaan tussen Mosjesj en die Wesleyane* (Mededelings van Unisa, C.20, Pretoria, 1960, p. 6 vlg.). Vgl. ook S. M. Molema, *Chief Moroka, his life, his times, his country and his people,* Kaapstad, datum onvermeld, pp. 34–41.

52. Pellissier, *J. P. Pellissier van Bethulie,* pp. 107–124 (met kaart deur Pellissier geteken oor p. 113). Die *Journal des Missions Évangéliques* vir die betrokke jare gee vername inligting. Vgl. ook O. H. Hartmann, „Jean-Pierre Pellissier: Notes on his Map of 1834", in *Historia,* 3de jg., nr. 1, Maart 1958, p. 27–34 (kaart gedateer Parys 1834 teenoor p. 28). Die Franse sendeling se primitiewe kaart is baie foutief.

Smith, wat reeds in 1832 in Natal verkenningswerk gedoen het, is as leier van die goed uitgeruste ekspedisie aangewys. Die handelsmoontlikhede van die binneland moes ondersoek word. Navrae moes na vermiste reisigers gedoen word, sonder om die 20ste Suiderbreedtegraad te oorskry. Die geselskap het in Augustus 1834 van Graaff-Reinet vertrek om oor Philippolis na Lattakoo te reis. Op pad het handelaars hulle by hulle aangesluit, en vanaf Lattakoo vergesel Moffat hulle na Moselikatse se stat oos van die Maricorivier. Die belangrike verkenningsgeselskap het vanselfsprekend, sowel in die pers as in die mondelinge omgang, groot belangstelling opgewek. Daar is 'n sterk hoop gekoester dat Afrika heelwat van sy geheime sou prysgee. Die Smith-geselskap het feitlik gelyktydig met die Uys-kommissie, wat uit Uitenhage en Albanie langs die suidooskus na Natal gaan verken het, van Graaff-Reinet afgereis. Toe Smith se waens in 1836 terugkeer, was die Groot Trek reeds aan die gang. Die vroegste Voortrekkers kon dus nie veel uit Smith se bevindings oor die noordelike binneland baat nie. Uit die eerste mondelinge berigte en verslae in nuusblaaie kon hulle wel van sy vroeë bewegings verneem.[53]

Deur die Betsjoeanastreek het die latere pad na die noorde geloop.[54] Langs die dowwe pad wat tot anderkant Mosega, die stat van die Matebelehoof, gegaan het, het sendeling, handelaar, jagter, ontdekkingsreisiger, prospekteerder en boer steeds noordwaarts gebeur, na die altyd winkende bekoring van die onbekende, skynbaar eindelose binneland. Hoewel die Britse owerheid hom nie in die gebied wou inmeng nie, het hy tog daarin belang gestel en ongewenste elemente daar probeer uithou. Langs die pad kon reisigers redelik veilig gaan en waar hulle by talle geleenthede boere teengekom het, is prikkelende nuus oor die onbekende versprei; wat ook hul weg na nuusblaaie, tydskrifte en reisbeskrywings gevind het en weer minstens sommige Afrikanerboere se aandag getrek het, en beslis die aandag van boereleiers wat naby groter sentra soos Graaff-Reinet, Grahamstad en Uitenhage gewoon het.

*Kartografiese kennis*

Dat inligting oor die noordweste, die noorde en die noordooste leidende boere moet bereik het, nie slegs deur middel van die gesproke woord en gedrukte berigte in periodieke literatuur en reisbeskrywings nie, blyk duidelik as ons kennis neem van die groot aantal tydgenootlike kaarte wat beskikbaar was. Ontwikkelde, planmatige grensboere soos Louis Tregardt, Gert Maritz, Piet Retief en Piet Uys sou van die gedrukte kaarte (of afdrukke daarvan) wat

53. Kirby (red.), *The Diary of Dr. Andrew Smith, director of the "Expedition for Exploring Central Africa", 1834–1836*, 2 dele, Kaapstad, 1939–1940, V.R.V. 20 en 21; Kirby, *Sir Andrew Smith*, p. 128 vlg. Benewens die *Cape of Good Hope Literary Gazette*, het nuusblaaie periodiek die nuutste berigte oor die ekspedisie gepubliseer. Die *Report of the Expedition* het in 1836 te Kaapstad die lig gesien. Vir besonderhede oor die Uys-kommissie kyk hoofstuk VIII.

54. Vgl. J. A. I. Agar-Hamilton, *The Road to the North*, Londen, 1937.

die Kolonie in die laat twintigerjare en die vroeë jare dertig bereik het, gesien of bekom het. Daarin was die vrugte van die bovermelde handelaars en sendelinge se ontdekkingsreise duidelik sigbaar. Die kennis wat laasgenoemdes se togte bygedra het, is nie net op die voorheen blanko gedeeltes van die kaarte van Suid-Afrika aangebring nie, maar die presiese roetes van hul reise is, sover bekend, daarop ingeteken. Hoe foutief en skaalverwronge dit soms ook al gedoen is, was dit dikwels besonder waardevol: die groot kaal kolle of skreiend onkundige inskrywings is só geleidelik uit die weg geruim.[55]

Voor sowat 1827 was die kartografiese kennis van die gebiede waarin die Voortrekkers later belang gestel het, uiters gebrekkig. Ons het reeds na eerw. Campbell se kaart in hierdie verband verwys. 'n Ander gebrekkige kaart is deur W. en D. Lizars te Edinburg in 1818 gepubliseer. In Suidwes-Afrika word die Damaras aangetoon; in die noorde die „Country of the Booshuanas" met die dorp „Leetakoo", terwyl die Vaalrivier nouliks vorm aanneem; die huidige Vrystaat en Transvaal is heeltemal onbekende gebiede; die Drakensberge ontbreek en die „Tambookies" woon agter „Natal Bay". Die res van Natal is moeilik herkenbaar.[56]

Die kaart deur James Wyld in 1827 te Londen gepubliseer, kon verdere gegewens verskaf wat deur Burchell en sendinggenootskappe benut is. Geen noemenswaardige vordering is egter in verband met Natal gemaak nie: daar is nog geen bergreeks parallel met die kus nie. In die suidelike Transoranje verskyn sendingstasies; berge word aangedui en die „Maap or Modder R. (Muddy R)" vloei min of meer ewewydig met die „Nu-Gariep or Black R", wat verder na die weste die Oranjerivier word. Die „Ky-Gariep, Yellow or Waal R" word aangetoon. Terwyl die Betsjoeanastreek besondere aandag geniet, is die gebied ooswaarts baie verwaarloos of blanko gelaat.[57]

'n Jaar later het Sidney Hall in Londen 'n kaart getiteld „Southern Africa" die lig laat sien.[58] Die groot aantal inboorlingstamme waarvan die woonplekke aangetoon word, is 'n besondere kenmerk van die kaart. „Zoola or Vatwah" kom nou noord van Port Natal voor, terwyl direk agter die hawe (waar „Farewell station" verskyn) „Mambookie" aangegee word. Suidwaarts langs die kus is die „Amapondas" en suidwes van hulle die „Tambookie". Die Tugelarivier kry nog nie sy naam nie, maar „Chako's Residence" maak sy verskyning, nie ver van 'n naamlose binnelandse bergreeks min of meer ewewydig met die kus. Daar is baie min aangetoon in die hele Transoranje-

55. Kyk o.a. Kaart van 1836 agter in.

56. D. Schrire, *The Cape of Good Hope 1782–1842 from De la Rochette to Arrowsmith being some notes on the development of the early mapping of European-occupied South Africa by English cartographers* (Map Collector's Series no. 17), Londen, 1965, p. 15 en Plate IX.

57. *Ibid.*, p. 15 en Plate X.

58. Gepubliseer deur Longman, Rees, Orme, Brown en Green, Paternoster Row, 1 Oktober 1828 (in my besit). Vgl. Schrire, *op. cit.*, se kommentaar op p. 15 en sy Plate XI waar hy 'n verkleinde reproduksie afdruk.

streek suid van die „Maap, Modder, Muddy or Alexander R.", wat ook maar baie onvolledig in die ooste uitgebou word. Na die noordooste word vreemde stamme soos „Moohoobetoos", „Moomanyannas" en „Balicianas" aangegee, en op 'n andersins bykans blanko kaart word soortgelyke vreemde naturellestamme tot ver agter Delagoabaai aangetoon. Oor die sentraal-noordelike sendingpad word heelwat gegewens (hoewel verder noord baie fragmentaries) aangebied. Direk noord word die aangetoonde streek deur „Karrikarri Country consisting of immense Plains and extensive Forests" met die hoofstat van die „Bakarrikarri" afgesluit. Noordooswaarts woon die Barolong in verskillende stamme, totdat die Bamangwatoo dit in die heel noorde van die aangetoonde streek afrond. Geen groot ooswaarts vloeiende riviere word aangegee nie; 'n „Philip F.n" word aangetoon, „said to fall into the Mosambique Channel"; en effens noordoos daarvan kom „Kureechanee" voor. 'n Hele paar mere word hierlangs aangetoon. Sóver strek die land van die „Betjouanas". Ten weste daarvan is die „Desert of Challahengah" en verder wes die Damaras, wat skynbaar in die omgewing van 'n pragtige beeswêreld woon.

A. en S. Arrowsmith het ook in 1828 in Londen 'n kaart die lig laat sien, maar slegs van die Kaap die Goeie Hoop.[59] Natal en Damaraland kom dus nie voor nie. Die Transoranje is uiters onvolledig. Burchell se reis word aangegee, deur die gebied van die „Griquas" en die „Koras or Koranas"; en die breedte van die Vaalrivier op 'n bepaalde plek in Oktober as 745 voet. Toe Burchell die Oranjerivier deurgegaan het, was sy breedte by die drif in September sowat 930 voet.

Die groot gebreke wat op die kaarte van Suid-Afrika tot 1828 voorgekom het, is (benewens onbekendheid met sekere landstreke) gedeeltelik daaraan te wyte dat reisigers op onbeholpe manier in die binneland geprobeer het om opnames van afstande en rigtings te maak en ook nie presies geweet het hoe om dit op die kaart aan te toon nie. Sendelinge, handelaars en jagters het nòg oor die apparaat nòg oor die kennis nòg oor die tyd beskik om akkuraat te werk te gaan. Op die suidooskus het professionele opmeters van die Britse vloot (soos lede van kapt. W. Owen se ekspedisie gedurende 1822-1825) met geskikte apparaat goeie werk kon doen;[60] maar toe betreklik arbitrêre binnelandse verlengings van die marine-opmetings uitgevoer is, het weer ernstige foute ingesluip. Die probleem setel o.a. daarin dat selfs in die Kaapko-

59. Schrire, *op. cit.*, p. 15 en Plate XII.

60. Baie van die produkte van hul werk in die vorm van manuskripkaarte berus in die Hydrographic Office, Londen. Kyk bv. Owen se kaarte B 814, Shelf C (1825); E 381 CK (1825); E. 382 CK (1825); E. 383 CK (1825); E 384 CK (1825); B 760/3 Co (1822); L 6464 Co (1822); E 416 Co (1825); B 994 Co (1823); B $\frac{768}{1-3}$ Co (1822); B 765 Co (1822); B 764 (1822). Gedrukte kaarte word in W. F. W. Owen se *Narrative of Voyages to explore the shores of Africa, Arabia and Madagascar*, 2 dele, Londen, 1833, aangebied. Verwysings na manuskripkaarte is goedgunstiglik deur prof. P. J. Cornell, University of Western Ontario, Kanada, aan my voorsien.

lonie onbekwame, agtelosige, belangelose en te min landmeters jare lank so opgetree het dat die koloniale kaart self nog lank nie enigsins akkuraat daar uitgesien het nie. Daar was net nie genoeg geld beskikbaar om bv. die uitgestrekte noordoostelike binneland van die Kaapkolonie behoorlik op te meet en te karteer nie. Weens gebrek aan instrumente is nog maar 'n baie beperkte gedeelte van die Kolonie se posisie deur akkurate sterrekundige observasies vasgestel. In 1831 is bv. beraam dat 'n deeglike opname van die Kolonie ongeveer £10 000 sou kos, wat glad nie beskikbaar was nie.[61]

Teen 1829 is daar egter aanduidings dat die Britse regering belang begin stel het om die Suid-Afrikaanse kartografie te verbeter. Op 4 Januarie 1829 word 'n kaart uit Engeland na die Kaapse Goewerneur vir kontrole gestuur en op 1 Maart 1831 met kommentaar teruggestuur.[62] As 'n beter gids tot sy relatief onbekende Suid-Afrikaanse gebiede is daar nou deur ene L. Hebert, senior, aan die hand van allerlei inligtingsbronne, so 'n manuskripkaart vir die Imperiale Koloniale Kantoor saamgestel.[63] Algaande is hierdie sleutelkaart verbeter en aangevul. Hieraan het die later bekende samesteller van die *Natal Papers*, J. C. Chase, meegewerk. Chase het aktief belang gestel in die bovermelde reisigers se verhale en sketskaarte en, volgens Hume, ook uit laasgenoemde se kaart oorgeneem.[64] Op 24 Februarie 1831 het Chase 'n kaart van suidoostelike Suid-Afrika aan Goderich as bylae in 'n brief geplaas; en Cole het dit sowat twee maande later aangestuur. Chase gee ook in bylaes verdere inligting oor vername bronne: Cowie en Green se reis na Delagoabaai (1829), asook Scoon en McLuckie se tog in dieselfde jaar.[65]

Suid-Afrikaanse kartografiese kennis sowel in die Kolonie as onder professionele kaartmakers in Engeland (wat hul gedrukte kaarte na Suid-Afrika gestuur het) het nou met rasse skrede toegeneem. In 1832 het A. Arrowsmith

61. C.O. 48/145: 4419 Cape, Office of Ordnance aan Hay, 2 Nov. 1831 met bylae (P.R.O.). Vgl. ook J. C. Visagie, *Willem Fredrik Hertzog, 1792–1847* (ongep. M.A.-verh., Unisa, 1970).
62. C.O. 48/141: no. 23, Cole aan Goderich, 1 Maart 1831 met bylaes (P.R.O.)
63. Die reusekaart (15½ myl op 'n duim) berus in die kaarteversameling van die P.R.O. Dit dek die hele van Suidelike Afrika tot net noord van Delagoabaai en Angra Pequena. Geteken in die Koloniale Kantoor in 1830, is dit as die basiese kaart in handskrif in die biblioteek van die Koloniale Kantoor geplaas. Dit is druk gebruik, nie alleen deur beamptes in die Koloniale Kantoor nie, maar ook deur kaartmakers soos J. Arrowsmith, wat nog jare lank op sy Suid-Afrikaanse kaarte sou afdruk: „This Map is with permission copied from the Original M.S. drawing in the Colonial Office, compiled by Mr. Hebert Senr."
64. D. Hume aan redakteur *G.T.J.* in die koerant van 30 Junie 1836, afgedruk deur Kirby in *Africana Notes and News*, Des. 1947, V, 1, p. 16. Vir 'n kontemporêre erkenning van die vername kartografiese werk van Chase, vgl. die artikel „Maps of South Africa" in *G.T.J.* van 25 Sept. 1834.
65. C.O. 48/142: Separate, 1661 Cape, Cole aan Goderich, 14 April 1831 met bylaes (P.R.O.) Chase se kaart ontbreek hier. 'n Aanduiding van sy inhoud kry ons in die kaart in J. C. Chase se *The Cape of Good Hope and the Eastern Province of Algoa Bay* (Londen, 1843), saamgestel deur J. S. Christophers „from the latest Authorities

'n nuwe kaart van Afrika opgestel, in vier velle.[66] Dat die seksie hierin oor die noordelike grensdistrikte van Suid-Afrika feitlik dadelik foutief bevind is, blyk sowat 'n jaar later toe waarnemende goewerneur Wade aan Stanley in dié verband skryf en 'n memorandum daaroor insluit.[67]

In die lig van kennis, 'n bietjie later opgedoen, was albei die kaarte wat onmiddellik vóór die begin van die Groot Trek in Londen gepubliseer is en nog voor die einde van 1834 in die Kaapkolonie beskikbaar kon gewees het, nog onvolledig en foutief. In breë trekke dui die twee kaarte nietemin op aanmerklike vordering: die algemene strekking van die land na die noordooste en die vernaamste bergreekse en grootste riviere moet vir grensboerleiers beslis rigtinggewend gewees het. Afstande in die binnelande en na die kuste was insiggewend en dus betekenisvol vir enige beplanning wat oorweeg sou word.

Die eerste van hierdie kaarte is getiteld „Cape of Good Hope" en is deur J. Arrowsmith in Londen op 15 Februarie 1834 gepubliseer.[68] Erkenning word gegee aan Hebert se kaart in die Koloniale Kantoor waarop dit gebaseer is. Soos Hebert is Arrowsmith ook geneig om die Stormberge net noord van die Wit Keirivier te ver na Natal te laat deurloop. Heelwat besonderhede word aangaande die Transkeise, Natalse en Zoeloelandse kusstreke gegee: riviere, stamme en enkele roetes wat reeds gevolg is, word aangetoon. Suid van Port Natal word die verlate kusstrook aangedui. Die roete deur Cowie en Green in 1829 gevolg word reg deur die land van die „Amakosa" en die „Amaponda" tot by Port Natal aangedui. Aan die suidekant van die baai kom dit uit by „Fynns Kr.", luitenant King se graf word op die huidige Durban-punt aangedui, terwyl die pad om die baai na „Farewell Ft." loop en dan die „Umgane"-rivier oorsteek, oor „Jacobs Kr." en „Chaka's Tomb", oor die Laer-Tugela (genoem „Tutugal, or Fisher's R."), na die binneland van Zoeloeland oor Dingane se kraal tot by Delagoabaai. Suid van Delagoabaai word „Dr. Cowie's tomb 1829" aangedui, net voor die pad verby „Salt marshy woods" gaan en Delagoabaai bereik. Die Mapootarivier word meer

particularly from the Drawings of J. C. Chase". Die drie belangrike ontdekkingsreise in 1829 onderneem deur Cowie en Green, Archbell, en Scoon en McLuckie word almal aangetoon. 'n Ernstige mistasting hierin: belangrike dele van die huidige Transvaal word ver noordoos teen die Drakensberge vasgedruk.

66. Gepubliseer deur S. en A. Arrowsmith in Londen, vermoedelik op 5 September. Kyk die Britse Museum se Map Room, S.T.A. (2). Vgl. verder R. V. Tooley, *Collector's Guide to Maps of the African Continent and Southern Africa,* Londen, 1969, p. 13 en Schrire, *op. cit.,* p. 16.

67. C.O. 48/151: no. 11, 10 Des. 1833 met bylae (P.R.O.).

68. Dit is 'n mooi groot kaart van ongeveer 60 by 47 cm. Ek het 'n kopie in my besit, het 'n ander kopie in die Africana-Museum van die Johannesburgse Openbare Biblioteek geraadpleeg, en 'n derde in die Map Room van die Britse Museum. Vgl. o.a. Tooley, *op. cit.,* pp. 17–19 en Schrire, *op. cit.,* p. 16 en Plate XIV. Die Arrowsmith-kaart van 15 Februarie 1836 verskil nie veel van die 1834-kaart deur dieselfde uitgewer nie. Vgl. Kaart van 1836.

as 130 myl van die kus by Delagoabaai deur die „Emtiene M[s]" suidwes na die land van die Mantatees gevoer. Dit is ongeveer op die punt waar eerw. Archbell op sy lang reis in 1829 die boloop van dié rivier bereik het. In die binneland oorkant die Oranje- en die Vaalrivier word ook heelwat riviere, berge, sendingstasies en reisroetes van bovermelde ontdekkers aangedui. Oor baie groot gedeeltes van die noordelike en noordoostelike Transoranje en latere Transvaal is egter maar bra karige kennis beskikbaar. Die Trekboere word nou skynbaar vir die eerste keer tussen die Oranje- en die Modderrivier soos volg aangetoon: „Country lately taken possession of by the Colonial farmers in consequence of the long protracted draughts". Die Matebele sou hulle naby die Mantatees, skynbaar in die huidige Oos-Transvaal, gevestig het. Volgens dié kaart ontbreek die verbindinge tussen die noordelike binneland en die ooskusstreke grotendeels, wat daarop skyn te dui dat die Drakensbergpasse toe nog feitlik onbekend was.

Die tweede kaart is gedateer 1 April 1834 en is gepubliseer onder toesig van die „Society for the Diffusion of Useful Knowledge" deur Baldwin en Cradock. Getiteld „South Africa", word dit erken dat dit gekompileer is van die „M.S. Maps in die Colonial Office, Captn. Owen's Survey xc." Dit is nie op so 'n groot skaal as die vorige kaart nie, en verskaf ook nie soveel gegewens van die huidige Transvaal en agter Delagoabaai nie, maar maak 'n netjiese indruk omdat dit die algemene breë informasie mooi aangee. Baie dieselfde gebreke kom voor en groot streke word blanko gelaat. Daar word gesê dat daar tussen St. John-rivier en Port Natal 122 riviere is. Aan die noordelike oewer van Port Natal word Fort Farewell aangedui. Sowat drie reekse berge ewewydig met die kus word aangetoon, maar die Drakensberge is nog sonder naam. Oor die mees noordelike dorpe word die volgende bedenking uitgespreek: „N.B. All these northern positions are very uncertain, probably Melita and Litabarouba lie far to the S. W. and Kurrichain to the N." Net noord van die roete deur Archbell op sy reis in 1829 gevolg word genoteer „Many large towns and fine country": by twee dorpe wat wel aangegee word, word egter albei vraagtekens bygevoeg. Die betekenis van hierdie seksie is dat daar 'n poging aangewend word om oor die bolope van die Vaalrivier (Ky Gareep), 'n geleidelik stygende landskap, en oor twee bergreekse, aansluiting oor die Mapoutarivier, en Cowie en Green se 1829-reisroete, met Delagoabaai te vind. Weswaarts verdwyn riviere in 'n uitgestrekte sandwoestyn met 'n lae reënval en min putte, „but producing the wild Watermelon and Mimosa bushes".[69]

69. Hierdie kaart is in my besit. Vgl. Tooley, *op. cit.*, pp. 111–112 en Plate 82, en Schrire, *op. cit.*, p. 16.

*Afrikaner-grensboerverkenning na die Vaalrivier en Natal*

Die intensiewe verkenning wat nou reeds in die noorde van Suid-Afrika onderneem is, het heelwat inligting in verskillende vorms aan die grensboere en hul leiers verskaf. Baie van die inligting is bevestig deur latere reisigers, maar dit het ook gou duidelik geword dat daar nog groot gapings in hierdie kennis oor die binnelande was. By uitstek het dit gegeld vir die noordoostelike Transoranje met sy toegange tot die Drakensbergpasse en roetes na die Natalse kusstreke en daarby latere Sentraal-, Noord- en Noordoos-Transvaal en sy deurgange na die kuste van Zoeloeland en Delagoabaai.

Enkele jare voor die aanvang van die Groot Trek is belangrike verkenningstogte deur vooraanstaande grensboere onderneem. Ons skets slegs enkele van hierdie togte wat uit betroubare kontemporêre getuienis onder ons aandag gekom het: ongetwyfeld was daar veel meer dergelyke ontdekkingstogte maar hiervan dra ons geen besliste kennis nie. Uit die besondere soort bedrywighede op die ekspedisies aangepak, soos jag, die vangs van wilde diere, ruilhandel en die blote kennismaking met die onbekende landstreke met watter doel ook al (en dit is dikwels moeilik om die doel van enige tog presies te omskryf), blyk reeds dat daar goeie redes vir geheimhouding was. Voldoende buskruit moes vanselfsprekend meegeneem word en verlof tot aankoop daarvan is dikwels deur die Britse owerheid geweier uit vrees vir 'n onwettige maar besonder winsgewende ammunisiehandel.[70] Kontak met inboorlinge ter wille van die ivoorhandel, is dikwels gemaak, gewoonlik tot die ontsteltenis van sendelinge wat herhaaldelik die Britse owerheid aangespoor het om nie maklik reispermitte aan grensboere uit te reik nie. Omdat die Britse owerheid geen beamptes, polisie of troepe in die binnelande geplaas het nie, kon hy geen daadwerklike beheer oor grensboeroptrede uitoefen nie. Die regering was dikwels onseker of die redes deur grensboere opgegee vir togte in afgeleë streke, hul werklike redes was; en dit kon ook wel gebeur het dat die aanvanklike doelstellings later gewysig is.[71] Om dan in gevalle waar daar onsekerheid was aan die veilige kant te bly, is verlof gewoonweg geweier. Som-

70. Vir die Britse beleid ten opsigte van die ammunisiehandel, in teorie en praktyk, vgl. bv. C.O. 2749: no. 94, P. McRosty aan H. B. Hamilton, 15 Aug. 1834 met bylae, en no. 101, G. Burnett aan Hamilton, 17 Sept. 1834; C.O. 3986: no. 117, D. Hume aan D'Urban, 9 Maart 1836; *G.T.J.*, 14 Aug. en 4 Sept. 1834; Muller, *Waarom die Groot Trek geslaag het*, p. 5.

Op die bovermelde versoek van Hume word deur 'n beampte genotuleer: „Mr. Hume may occasion more mischief with 150 lbs. of gunpower in one week than the advantage of his trade for 50 years, would produce to the Colony."

71. Toe J. C. Roesch, 'n dorpsbewoner van Uitenhage, in 1834 versoek het om na die Betsjoeanastreek te mag gaan met 100 lb. buskruit „for the purpose of seeing the Country", het die waarnemende regeringsekretaris die memorie na die siviele kommissaris van Uitenhage en George verwys om te rapporteer o.a. aangaande die respektabelheid van Roesch se karakter en ook sy werklike oogmerk. Dit blyk toe dat Roesch 'n olifantjagtog beoog het (C.O. 3973: no. 116, Roesch aan waarn. goewr. Wade, 16 Jan. 1834, met verslag van Van der Riet, 8 Feb. 1834).

mige grensboere het uit onkunde sonder permit vertrek, of was te haastig om op 'n permit te wag. Ander grensboere (en veral diegene wat reeds voor die hof gedaag en gestraf was) was lugtig om formeel verlof te vra om die grense oor te steek. Geleenthede was volop om deur die dunbevolkte grensdistrikte, wat onder swak owerheidsbeheer was, te glip, sonder permit vir hulself of vir hul wapens en ammunisie. Indien gevang en beboet, sou hulle versigtiger moes wees. Daarna kon ander familielede of vriende vir eers weer gaan, terwyl hulleself beleggings in sulke handelstogte kon maak sonder om persoonlik mee te gaan. So kon al meer kennis van die noordelike binneland ingewin word.

Onder hierdie omstandighede is dit uiters moeilik om op die vooraand van die Groot Trek te bepaal hoeveel grensboere gaan verken het, welke bekende leiers onder hulle geledere was, en wat hul oogmerke presies was. Uit hul verkenning van die binneland sou die boerderypotensiaal daarvan oorweeg word en met plase in hul wyk of distrik vergelyk word. Of veel boere in 'n vroeë stadium oorweeg het om plase daar (behalwe in die Transoranje, waar heelwat Trekboere was) te betrek, kan nie bepaal word nie.[72] Hulle het later agtergekom dat die Britse regering nie die streke om Port Natal en in die suidelike Transoranje wou annekseer nie. Dat talle Trekboere verplig was om herhaaldelik na die Kaapkolonie terug te keer, sonder om plase in die noorde te bekom, het hulle ook besef. Tog kon hulle hul hoop vestig op die verdere uitbreiding van die steeds vinnig ontwikkelende Kolonie.

Gedurende omstreeks die eerste helfte van 1831 is uit Albanie en Somerset 'n betekenisvolle tog – soos later sou blyk – deur 'n groep van vyf grensboere onderneem. Toe die siviele kommissaris van Albanie sowat drie jaar later daarna verwys, het hy hierdie tog spesifiek in verband gebring met die ontstaan en propagering van die trekgedagte. Duncan Campbell, wat oor heelwat kontakte en bronne van inligting ook buitekant sy distrik beskik het, en ook 'n intense belangstelling in die doen en late van die grensboere ontwikkel het, beweer dat die reisgeselskap uit twee Meyer-broers, twee Greyling-broers en Johannes de Lange bestaan het. Vir hierdie tog het hulle 'n lisensie van die owerheid aangevra „to traffic beyond the boundary of the Colony to its Northward". Dit is toegestaan. Hulle „penetrated a considerable distance into the interior" – so lui Campbell se latere verslag. „Their chief occupation was killing elephants and other wild animals" – gaan hy voort – „and in the pursuit of this object they traversed a large extent of country from which the former inhabitants had been driven by the devastating wars that prevailed among the native tribes previous to this visit, and was at that time totally abandoned to nature". Vermoedelik het die Meyers, Greylings en De Lange die noordelike Transoranje diep ingedring, maar of hulle die Vaalrivier bereik of oorgesteek het, is nie duidelik nie.

72. Vgl. Gerdener, *Sarel Cilliers*, p. 131.

Met hul terugkeer het hulle die landstreek waarmee hulle kennis gemaak het, beskryf – so sê Campbell – „as having a plentiful supply of water, grass of excellent quality and an abundance of timber . . ." Die siviele kommissaris meen dat hul ondervinding dié boere se verbeelding so gaande gemaak het dat hulle sterk aangespoor is „to relinquish their possessions in the Colony for those possessing so many superior advantages".[73] Toe die reisgeselskap die inligting oor „this land of promise" – om weer eens Campbell se eie woorde aan te haal – onder hul kennisse versprei, „the imaginations of a considerable number of persons in the Districts of Somerset, Albany and Uitenhage became so heated with the description they had received of it, that they determined to set off to take possession of it, provided they would be joined by a sufficient number to repel the attack of any native tribes, that might be inclined to resent this intrusion". Die organiseerders van hierdie vroeë projek, vertel Campbell, het verder gegaan: „a paper was circulated for the signature of such persons as were disposed to embark on this enterprise, and when my informant saw it, it contained about a hundred names, chiefly of persons residing in the District of Uitenhage, where indeed the project was first set afloat, altho' all the individuals of the party who had seen the country reside in Albany and Somerset". Die oorwig van die persone wat in hierdie vroeë stadium geneë sou wees om die trekgedagte deur te voer deur permanent na die noordelike binneland te verhuis, was dus skynbaar op die uiterste suidflank van die Oosgrens woonagtig. Inwoners van Graaff-Reinet, waar uit soveel Trekkers later sou gaan, word glad nie vermeld nie. Die presiese vorm van die trekgedagte word deur Campbell vaag omlyn. Oor die kardinale punt of die toestemming van die Britse owerheid gevra sou word om die Kolonie op so 'n lang reis te verlaat; en of die Britse regering versoek sou word om die Land van Belofte by die Kolonie in te lyf; en of hulle nog daarmee sou deurgaan indien hul owerheid hulle sou teengaan – oor hierdie en ander vraagstukke wat daaruit voortvloei, gee Campbell nie verdere lig nie. Hoe ver die organiseerders met die skema gevorder het, word ook nie vermeld nie. Campbell sluit die episode af deur te verklaar: „The person who gave me this information, and who possesses considerable influence among those who fixed their signatures to the list, persuaded them that their scheme, if not impracticable, was at least premature, and thus this project fell to the ground as suddenly as it had been adopted."[74]

Indien aanvaar kan word dat ons hier werklik met 'n vroeë vorm van die trekgedagte te doen het, moet die inherente probleme wat eie is aan die hele trekgedagte, toe ook na vore gekom het. Hoop op verbetering van toestande in die Oosgrensdistrikte moet periodiek opgevlam het, terwyl ander meer beproefde middels intussen aangegryp kon word. Wat ook al omstreeks 1831 presies gebeur het, is dit glad nie vreemd dat die trekgedagte in die

73. Ay. 9/7: Campbell aan Waarn. Regeringsekr.; 24 Jan. 1834, pp. 128–129.
74. *Ibid.*, p. 129.



1 'n Olifantjag: die prys van ivoor




2 Kwena-slagoffers van die *Difaqane* langs die Maricorivier



3 Veiligheid van die takke van 'n wildevyeboom in die huidige Wes-Transvaal




4 Die Matebele-opperhoof ontvang dr. Smith en eerw. Moffat



5 Fingo's op pad na die Kolonie, 1835



6 Fingodorp, Fort Beaufort, 1848: 'n idealistiese voorstelling



8 'n Oosgrensboerelaer te Quaggavlakte, distrik Uitenhage, 1835



9 Verwesterse Hottentotte op trek



10(a) Philip Rudolph Botha, grootvader van genl. Louis Botha en kranige vroeë ontdekker



10(b) Johanna Badenhorst, oudste dogter van Hans (Dons) de Lange, die bekende verkenner



10(c) Karel Tregardt, oudste seun van Louis Tregardt



10(d) Zacharya Geertruida Erasmus, tweede vrou van Karel Tregardt

Meÿn Heer Dretz

Melde UE: Volgens Aan Geven Van
Pieter Willem Nel P:Zoon dat den
gemelden den 21 desember 1786 een
hottentot die hem niet Wou gevangen
geven bey Zeyn Vee doot geschooten heef
Waarop Nel. Namey gekomen is om het
Zelfde aante melden en ik niet tehuÿs
geweest ben en alzo niet besigtig

Lewrevier
Den 21 Marÿ
A:o 1787

Meÿn Heer
UE:
Dienstt Willege Dinaar
C J Tregardt
Veldt Wagtmeester
a
Bruÿns Hoogten

11 Veldwagmeester Carolus Johannes Tregardt, vader van Louis Tregardt, skrywe 'n netjiese brief op die Oosgrens in laasgenoemde se vierde jaar

12 Elf jaar na hul huwelik onderteken Louis Tregardt en sy vrou, Martha Elisabeth Susanna (gebore Bouwer), 'n tot nog toe onbekende testament voor notaris J. J. Le Sueur op 26 September 1821 te Grahamstad

13 Die sentrale sektor van die Kaapse Oosgrens op die vooraand van die Groot Trek

kiem reeds sowat drie jaar voor die vertrek van Louis Tregardt uit die Kolonie by sommige grensboere sou opgekom het nie. Dit was 'n natuurlike oplossing vir hul grensprobleme.[75] Die persone deur Campbell vermeld, is figure wat in die latere verkenning, en moontlik ook die uitdra van die trekgedagte, belangrike bydraes sou kon maak en ook bes moontlik gemaak het. Soos later sal blyk, was die twee Greyling-broers na alle waarskynlikheid twee van die vier stiefseuns van Piet Retief[76] en Johannes de Lange die vermaarde verkenner Hans Dons.[77] Die Meyer-broers kan ons weer in die distrik Somerset identifiseer as twee van die volgende drie broers: Cornelis, Lucas Johannes en Willem Petrus.[78] Van groot betekenis is dat 'n Willem Petrus Meyer (bekend as Piet) by meer as een geleentheid met 'n J. H. de Lange op togte na die noorde en noordooste geassosieerd gewees het. Toe W. P. Meyer, wat aan die Koonaprivier gewoon het, in 1828 tesame met Cornelis Meyer, Abraham Greyling en Piet Greyling met 'n handelaarslisensie noord van die Oranje gegaan het, het hy sowat 14 dagreise weg per ossewa 'n Johan Hendrik de Lange en sy geselskap ontmoet. Saam met De Lange was Philip Botha, Paul Bester, Willem Abraham Bester en vier Basters van Bootchnaap, wat ook op hul terugreis na die Kolonie was en hulle nou by hulle aangesluit het.[79] In November 1832 het J. H. de Lange en W. P. Meyer, sonder verlof, na Natal op 'n jag- en handelstog gegaan.[80]

Teen 1832 word daar dan in die Kolonie minstens twee persone aangetref wat 'n nedersetting in die noorde begin oorweeg. Die eerste is die bovermelde Hermanus Berry, 'n jong handelaar wat, nadat hy met dr. Smith uit Natal teruggekeer het, uitdruklik verklaar dat hy nooit in die Kaapkolonie

75. Vir die aard en propagering van die trekgedagte kyk Hoofstukke VIII en IX.
76. Preller, *Piet Retief*, pp. 368–369.
77. Vgl. o.a. die List of applications for land in the district of Somerset, 13 Sept. 1825 (Mikrofilm ZR 1/3/11 in K.A. van die Bourke Papers). Die probleem is dat daar meer as een J. H. de Lange in die distrik was. Vgl. L.G. 55: Milisielys van mans tussen 16 en 55 in Somerset en J. 2A: Albany, Bruintjeshoogte ens., 1821, no. 61.
78. List of applications for land in the district of Somerset, 13 Sept. 1825. Pama–De Villiers, *Geslacht Register*, II, p. 574, gee drie broers as seuns van Lucas Meyer: e5 Cornelis, gedoop 4.4.1790; e6 Lucas Johannes, gedoop 26.2.1792 en getroud met Sara Johanna de Lange (ná-familie van Johannes de Lange?); en e8 Willem Petrus, gedoop 15.1.1797. Vgl. ook J. 2A: Albany, Bruintjeshoogte ens., 1821, nos. 16, 48 en 59.
79. Ay. 8/85: Misc. Letts. Rec. 1834, oorspronklike verklaring voor D. Campbell deur W. P. Meyer, Grahamstad 8 Feb. 1834, met 'n konsep ook deur Meyer onderteken. Vgl. ook die ongedateerde verklaring deur J. C. Steyn oor 'n „Schiettogt" in die winter van 1830 in dieselfde rigting tesame met Hans Steyn, Hans de Lange, Ph. Botha, Braham Bester en Paul Bester onderneem (S.S. 465: pp. 267–271, T.S.A.). Prof. B. J. Liebenberg wat so vriendelik was om die verklaring onder my aandag te bring deur 'n fotokopie aan my te voorsien, rapporteer dat ander verklarings net hiervoor en hierna in Mei 1871 gedateer is (vgl. S.S. 463: verklaring deur W. Bezuidenhout, 25 Mei 1871).
80. C.O. 3964: Memorials, 1833, no. 89, De Lange en Meyer aan Wade, 9 Aug. 1833 en P. Ffolliott en R. Liversidge, *Ludwig Krebs*, Kaapstad, 1971, p. 78.

sou bly woon indien die Britse regering van Natal 'n koloniale distrik sou maak nie.[81] Dat 'n leidende grensboer soos Piet Retief dieselfde gedagtes oor die binneland koester, dui verder op 'n ontkieming van die gedagte van 'n buite-territoriale boerevestiging; maar met die toestemming van die regering, ofskoon desnoods slegs met sy stilswyende verlof, soos met sommige Trekboere geskied het. Die hierbo aangehaalde woorde van Retief spreek vir hulself: dat hulle met die toestemming van die regering hul dan liewers na 'n woeste land sal begewe om hulle daar metterwoon te vestig, as om met hul owerheid te twis.[82]

Met 'n suiwere trekgedagte het ons nie hier te doen nie. 'n Essensiële element ontbreek nog daarin: die trek in groot getalle oor die grense sonder om verlof te vra en sonder die bedoeling om na die Kaapkolonie terug te keer – al word hulle ook aangesê om dit te doen. Die rebellerende element, wat met die trekdaad tegelyk 'n uitdaging aan die owerheid rig dat getrek word ongeag die owerheidsoptrede, ontbreek nog in 1832. Buitendien is Berry as handelaar nie 'n rasegte Voortrekker nie en Retief nog 'n hele tyd nie daartoe geneig om die trekgedagte as die beste oplossing te aanvaar nie.

Oënskynlik is die feit dat die sowat 26-jarige (Theunis) Hermanus Berry vir dr. Smith na Natal langs die kusroete deur Kafferland vergesel het, van min historiese betekenis. Sedert die vroeë vestiging daar van die Hoffmans, vader en seun, het baie handelaars Natal oor baie jare besoek. Berry was egter in 'n besondere posisie. Sy Engelse vader, John Berry, het reeds tydens die Bataafse Bestuur aan die Kaap met sy Afrikanermoeder, Clara Harmina Botha, in die huwelik getree. Hy is in 1806 in die grensdistrik Swellendam gedoop, sodat hy alle geleentheid gehad het om soos ander spruite uit huwelike tussen Afrikaans- en Engelstaliges in 'n Afrikaner-boeregemeenskap ingeburger te raak en tog as vlot Engelsspreker as skakel met Engelssprekende handelskringe op te tree.[83] Soos bv. J. M. Howell in die suidelike oosgrensstreke en John Hogg in Worcester, het Berry op die platteland met die Afrikaners meegeleef.[84] Berry het met sy eie wa en veertien osse nie slegs dr. Smith na Port Natal vergesel nie, maar ook voortgery om Dingane in Zoeloeland te besoek. Hy het dus in die binnekringe van 'n belangrike ekspedisie beweeg en was goed ingelig. Dat die pragtige kusstreek suid van Port Natal so deur die Zoeloedespote ontvolk is en nog steeds oopgelê het, het op hom 'n diepe indruk gemaak. Aan H. F. Fynn het Berry hom in dier voege uitgelaat en bygevoeg dat hy seker was dat, indien die Boere in die Kaapkolonie geweet het dat so 'n gebied onbewoond was, hulle sou toestroom om hulle daar te vestig.[85] Fynn ver-

81. P. R. Kirby (red.), *Andrew Smith and Natal*, V.R.V. 36, p. 5.
82. Franken, *P.R.*, p. 285.
83. Kirby, *Smith and Natal*, pp. 5, 12, 25 en 32; D. F. du T. Malherbe, *Driehonderd Jaar Nasiebou: Stamouers van die Afrikanervolk*, Stellenbosch, 1959, p. 10.
84. D. F. du T. Malherbe, *Stamregister van die Suid-Afrikaanse Volk*, 3de ed., Stellenbosch, 1966, pp. 452 en 469.

klaar verder dat, toe Berry terug is na die Kolonie met Smith, „it is most probable be communicated this knowledge to the Dutch in his vicinity."[86] Waar Berry toe in die Kolonie gewoon het, kan nie bepaal word nie; omdat hy as handelaar rondbeweeg het, sou hy juis meer belangstellende grensboere oor sy indrukke van Natal en Dingane kon ingelig het.

Fynn vertel verder dat daar ook oor land na Natal 'n boer genaamd „Vanvega" gekom het wat, nadat hy 'n paar maande olifante gejag het, na die distrik Somerset teruggekeer het. „From him," sê Fynn, „the Dutch of that locality will have derived much information"; maar daar kan nie vasgestel word wie hierdie boer was en watter invloed hy werklik in sy omgewing uitgeoefen het nie.[87]

Wat wel bekend is, is (soos reeds vermeld) dat dr. Smith na sy terugkeer in die Kaapkolonie, onder datum Port Elizabeth, 13 Augustus 1832, in *The Graham's Town Journal* van 24 Augustus 1832 sy roete na Natal sorgvuldig beskryf het. Smith verlang naamlik dat ander reisigers veilig moet gaan oor die moeilike weg tussen die Umzimvubu en Natal; en veral gedurende die lastige reënseisoen van September tot April.[88] Nou is dit baie opmerklik dat J. H. de Lange en W. P. Meyer, boere uit Albanie – Somerset, juis in November 1832 op 'n vier maande lange tog na Port Natal vertrek het. Volgens hul eie verklaring was hul motief om dié streke te verken sodat die handel bevorder kon word, wat weer ter bevordering van die Kaapkolonie moes dien.[89] Dat daar 'n direkte verband was tussen hierdie verkenningstog en die inligting wat Smith met sy terugkeer uit Natal bekend gemaak het, is hoogs waarskynlik. Smith se verkenningstog het in wye kringe belangstelling in Natal gestimuleer. Die baasverkenners Hans de Lange en Piet Meyer was in 'n goeie posisie om met lede van Smith se geselskap te skakel. Op die vooraand van die Groot Trek het hulle reeds in die rigting van die hoë Noorde, asook na die Natalse kusvlakte verkenningswerk gedoen. Op die sentrale en suidelike dele van die Oosgrens het De Lange en Meyer 'n vername bydrae gelewer tot die bekendstelling van die noorde en noordooste: heelwat konkrete gegewens, persoonlik deur hulle ingewin en aan ander meegedeel, moet 'n betekenisvolle rol gespeel het in die ontstaan van die trekgedagte.[90]

Uit verskillende oorde is daar bevestiging dat nog grensboere uit die sen-

85. *The Diary of Henry Francis Fynn,* J. Stuart en D. McK. Malcolm reds., p. 311; Kirby, *Smith and Natal,* pp. 12, 25 en 32. Fynn (pp. 311–312) gee foutiewelik William Berg i.p.v. Hermanus Barry; Kirby korrigeer dit (pp. 5 en 8). Omer-Cooper gee weer Hermanus Bury in sy *The Zulu Aftermath,* pp. 177–178.

86. *Diary of Fynn,* p. 312.

87. *Ibid.* Dié van kon desnoods Van Wyk gewees het.

88. Kirby, *Smith and Natal,* pp. 9–10.

89. C.O. 3964: no. 89, De Lange en Meyer aan Wade, 9 Aug. 1833; Ay. 9/7: Campbell aan Waarn. Regeringsekr., 24 Jan. 1834, pp. 128–129. Vgl. ook Hoofstuk VIII.

90. Dit is duidelik dat nie slegs 'n gemeenskaplike belangstelling die twee verkenners saamgesnoer het nie: daar was ook hegte familiebande. Vgl. o.a. J. 2A: Albany,

trale sektor van die Oosgrens aan togte – en wel na die noordelike binneland – meegedoen het. Die belangstelling is minder as 'n jaar later geopenbaar deur bekende grensboere: Piet Retief, A. C. Greyling, P. Greyling, Johannes Greyling, B. Greyling en L. Meyer. Op 17 Augustus 1833 rig die persone uit Grahamstad 'n memorie aan goewerneur Cole waarin hulle vra om, met nog tien makkers uit die geledere van hul vriende, agt dae te perd oorkant die Oranjerivier na die walle van die Vaalrivier te reis. As uitsluitlike doel van die tog word gegee die vangs van wilde diere wat nie binne die koloniale grense aangetref word nie. Aangesien hulle oortuig is dat ongespesifiseerde diere goed op prys is, verwag hulle dat die onderneming goeie winste sal oplewer. In dié streek woon daar vriendskaplik gesinde Basters van wie die memorialiste geen teenkanting verwag nie. Tensy onvoorsiene voorvalle sou plaasvind, het hulle verwag om ongeveer vier maande op die ekspedisie weg te wees. Hulle was bereid om voldoende sekuriteit te verskaf as waarborg vir hulle vreedsame optrede teenoor die inwoners van die Transoranje.[91]

Bruintjeshoogte ens., 1821, nos. 16, 48, 59 en 61. Ek bedank graag ook dr. J. A. Heese vir waardevolle inligting aan my oor De Lange voorsien.

91. C.O. 3961: no. 2, pp. 17–20. Franken, *P.R.*, p. 286, verklaar foutiewelik dat die persone wild wou gaan skiet. Die presiese woorde van die memorie lui: „That the sole aim and object of the Memorialists in this intended expedition is to take Wild Animals not found within the limit of the Colony for the purpose of sale." Daar word dan verwys na „the high prices now offered for certain Wild Animals not to be obtained in the Colony". Hierdie formulering van die versoek (asook die feit dat geen permit vir die meeneem van buskruit gevra word nie) en die wete dat daar in dié jare oorsee 'n groot aanvraag na lewendige wilde diere van die skaarser Afrikaanse soorte bestaan het, lei ons tot die gevolgtrekking dat die geselskap, uit die ryke verskeidenheid van wilde diere daar beskikbaar, in besonder jong kameelperde en renosters wou gaan vang.

In hierdie jare het die vertoning van wilde diere uit Afrika veral in Noord-Amerika baie gewild geword. Die skaarser dieresoorte (en heelwat daarvan uit Suid-Afrika) is òf apart vertoon òf as deel van 'n sirkus. Op 25 Mei 1835 het die *Boston Daily Advertiser* verwys na 400 olifanttande wat in Boston bewaar word en bygevoeg: „There, then, before us were the ivory spoils of 200 elephants – 200 of those animals, by the exhibition of one of which through our country, a fortune is made – and these 200 hunted to death merely for the ivory of their tusks!" In die dertigerjare het Macomber, Welch & Co. en Purdy, Welch, Macomber & Co. in Boston en New York onderskeidelik vertonings georganiseer. R. Welch het in 1837 die eerste kameelperde in Amerika ingevoer om so te vertoon (vgl. G. L. Chindahl, *A History of the Circus in America*, Caldwell, Idaho, 1959, pp. 37–38). 'n Goeie aantal diere uit Afrika is in die vroeë dertigerjare in Suid-Afrika gevang en per seilskip gewoonlik van Kaapstad na Boston vervoer. Goed georganiseerde ekspedisies is deur agente van die sirkusbase gereël om skaars en interessante diere op die gesonde Suid-Afrikaanse Hoëveld te vang. Gedurende 1833 en 1835 is gereeld skeepsvragte wilde Suid-Afrikaanse diere na Boston vervoer. Kyk bv. die *Boston Daily Advertiser* van 12 Julie 1833, 19 Mei 1834, 20 en 30 Mei 1835 en 2 Junie 1835. Laasg. uitgawe gee onder die opskrif „The lions have come!" 'n relaas van 'n groot verskeidenheid diere wat met die *Susan* aangekom het en vertel van die probleme wat bloeddorstige Kaffers met hul vangs veroorsaak het.

Of daar direkte bybedoelings was om ook te sien of dié landstreek (en dié oorkant die Vaalrivier) geskik vir bewoning was, kan nie kategories beantwoord word nie. Wat van belang is, is dat die versoek geweier is met opgawe van die volgende redes: „Hunting parties from the Colony, under the cloak of a License to Trade beyond the limits, have proceded (*sic*) to the quarter described in the Memorial, and have given cause to the Missionaries there on behalf of the Natives to complain of the injury sustained by the destroying and driving away the game which forms the chief source of their subsistence".[92] Benewens die algemene feit dat jagpartye reeds daarheen gegaan het, word nog spesifiek bygevoeg dat twee van die memorialiste, naamlik A. en B. (?) Greyling in besonder so 'n jagparty, wat ernstige onreëlmatighede gepleeg het, vergesel het en geprobeer het om Betsjoeanakinders daar te ontvoer. Gevolglik – so noteer siviele kommissaris Campbell – moes die twee Greylings nie weer toegelaat word om daardie streek te besoek nie.[93]

Die bewering deur Campbell oor die Greylings se besoek aan die Transoranjestreek tot by die Vaalrivier word drie jaar later deur Piet Retief self in 'n familieberig bevestig. „De landstreek waar de Burgers heen gaan," skryf hy met verwysing na die eerste klompies Voortrekkers, „is by myn Stiefzoon zeer wel bekend, zeer gezond en vruchtbaar, gezegend van water, vruchten en wild; de eenigste Natie waar de Boeren voor te vrezen hebben, heeft op het vriendelykst aan hen land aangeboden ter bewoning."[94] Die bepaalde stiefseun waarna Retief verwys, is vermoedelik sy oudste stiefseun, op wie se inligting en bystand hy die meeste gesteun het. Hierdie Abraham Greyling is ook later saam om Retief te ondersteun op sy laaste noodlottige besoek aan Dingane.[95] Dit is nie seker wie die „Natie" is waarna Retief verwys nie. Dit skyn nie asof dit Dingane se Zoeloes kon gewees het nie (sover bekend, was geeneen van Retief se stiefseuns ooit in Natal of in Zoeloeland nie); en sover vasgestel kan word, was daar geen grensboer op besoek by Moselikatse en het

92. *Ibid.*, p. 20. Dit is die kommentaar van siviele kommissaris Campbell, gedateer 6 Sept. 1833 te Grahamstad, na wie die versoek deur die Kaapse Regeringsekretaris op 28 Aug. 1833 verwys is. Vgl. ook Ay. 9/7: p. 79.

93. *Ibid.* en Ay. 9/7: p. 79. Franken, *P.R.*, p. 287, gee A. en P. Greyling. Hy kom egter te staan voor die probleem dat P. Greyling vermoedelik blind was (p. 506). Ek verkies die lesing B. Greyling. Dit is onseker of hier spesifiek verwys word na die tog van omstreeks 1831 waaraan die broers Abram en Piet Greyling deelgeneem het, of na 'n ander tog ook deur die Greyling-broers onderneem.

94. Die brief is ongedateerd in *De Meditator* van 15 Mei 1838 gedruk. Volgens interne en ander getuienis moet dit in 1836 geskryf gewees het.

95. Vir inligting oor die stiefseuns van Retief vgl. sy weduwee se brief aan G. Retief, Wagenmakers Valleij, gedateer 7 Julie 1840 te Pietermaritzburg, afgedruk deur Preller, *Piet Retief*, op pp. 368–369. Kyk ook Uitenhage 4/1: Doop Boek, 1817–1829, pp. 133, 136 en 137 en Somerset-Oos 3/1: Doopregister, 1825–1833, pp. 12, 26, 63, 66, 71, 111, 116, 130, 134 en 158 (K.K.A.) Die oorspronklike brief kon „stiefseuns" gelees het, wat, in die lig van die gegewens oor verkenning, heeltemal aanneemlik is.

niemand grond van hom verkry nie.[96] Aangesien dié verkenningsrigting die streek dek deur Basters bewoon, wat ruiters gehad het met gewere gewapen (maar wat juis ook weer, weens hul klein getalle, bondgenote teen die gedugte Matebele nodig gehad het), vermoed ons dat Retief na kontakte met die Basters kon verwys het.[97]

Op die vooraand van die Groot Trek het vername grensboere, veral uit die sentrale sektor van die Oosgrens, dele van die noordelike binnelande verken. Alhoewel Piet Retief vermoedelik nie self daar verkenningswerk gedoen het nie, is hy en ander grensboerleiers onder meer deur Hans (Dons) de Lange, Piet Meyer en Abraham Greyling goed op hoogte gehou aangaande inligting wat daar te bekom was. Van die betekenisvolste inligting (benewens die streke se geskiktheid vir boerdery) was ongetwyfeld watter inboorlingstamme, en met welke gesindheid, daar gewoon het, en verder waar hulle gevestig was en welke streke heeltemal of relatief onbewoond was. Die jagpotensiaal was baie belangrik. Naas die boerdery en die handel, was die jag 'n onafskeidbare deel van die grensboerlewe. Met sy winsmotief het hy 'n avontuurdrang gepaar, wat gesamentlik 'n sterk motivering verskaf het om onbekende gebiede op te soek. Alle regeringsregulasies ten spyt, het ekstra-koloniale jagtogte steeds toegeneem. Weens die *Difaqane,* wat honderdduisende mense uitgeroei het, het die Suid-Afrikaanse binnelande 'n ongekende toename in wild belewe wat dit 'n ongeëwenaard gesonde jagtersparadys gemaak het. Die jag was die dinamiese dryfkrag agter die meeste verkenningstogte.[98]

Voor die finale verkenningsfase begin het, was daar dus reeds verkenning deur vername grensboere met betekenisvolle kontakte na Natal en oor die

96. L. J. Nel, wat as tweejarige kind in 1837 saamgetrek het, en eers in 1917 aan dr. E. G. Jansen sy herinneringe vertel, het die volgende laat aanteken: „Omstreeks 1832 was die grootvader van Generaal Botha en die grootvader van Willem Bester . . . , en Hans de Lange met nog 'n paar ander op 'n skiettog uit van die Kaap Kolonie af tot by Mzilikazi in wat nou bekend is as Marico in die Transvaal . . . Hy het hulle baie vriendelik ontvang, en toe hy hulle gewere sien vra hy wat dit is, en wat hulle daarmee maak?" (Nel, *Uit die Voortrekkertyd,* Pretoria, 1939, p. 33). Hoe Nel dié inligting gekry het, is nie duidelik nie. Dat Moselikatse in 1832 die eerste keer gewere gesien het, is foutief. Sedert 1829 het hy dit reeds by verskeie handelaars en sendelinge gesien. Prof. P. J. van der Merwe het op 6 November 1963 uit Stellenbosch aan my geskryf dat hy nie van enige besoeke deur Afrikaners aan die opperhoof voor die Groot Trek weet nie. In 'n brief van 12 Oktober 1965 van Grahamstad bevestig 'n ander gesaghebbende, prof. P. R. Kirby, dit. My eie navorsing beaam hierdie menings. Vgl. my „Robert Scoon, 'n Vroeë Suid-Afrikaner". Kyk egter J. C. Steyn se verklaring in 1871(?) in S.S. 465: pp. 267–271. (T.S.A.)
97. Omdat Retief se getuienis te vaag is, is daar nie sekerheid nie. Hy kon ook 'n ander kaptein op die Hoëveld bedoel het.
98. Die avontuurlike lewe van die professionele, oorsese grootwildjagter in die Suid-Afrikaanse binneland word met vaardige pen en kwas besonder lewendig uitgebeeld deur kapt. W. C. Harris in sy *Narrative of an Expedition into Southern Africa* in verskillende edisies van 1838 tot 1852; en verder op uitnemende wyse in sy *Portraits of the Game and Wild Animals of Southern Africa* in 1840.

noordelike Hoëveld onderneem. Presies watter karakter die verkenningstogte aangeneem het, presies hoe ver en met watter doelstellings hulle gereis het – dit kan nie vasgestel word nie. Die trekgedagte, soos ons dit ken, het nog nie 'n duidelike vorm aangeneem nie. Hoe dit ontstaan het, en die verband tussen die trekgedagte en verdere verkenning, word in die volgende hoofstuk ontleed.

# VIII Die Trekgedagte Onder Die Afrikaner-Grensboere

„Yet, at the moment when the enemies of Christendom seemed to be striking at the very heart of Europe, a sudden and revolutionary change occurred. Outflanking the Turkish blockade, some European nations launched successive waves of attack over the oceans. Their advance was as rapid as it was unexpected. In little more than a century, the Portuguese and the Spaniards first, the Dutch and the English later, laid the basis of world-wide European predominance."
C. M. Cipolla, *European Culture and Overseas Expansion*, Harmondsworth, 1970, p. 33.

„Aan opstand tegen hunne regeering konde zy niet denken, dit streed tegen hunne belydenis als Christenen, *er was voor hun door Gods goedheid een deur geopend*, die naar hun inzien te gelyk strekken konde om eene gewenschte uitkomst voor hun zelve te verleenen, en tevens eene weg te baanen, om de beschaving van de voorheen ontoegankelyke woeste volksstammen van Zuid Afrika te bevorderen."
Volksraad van die Republiek Natalia aan die Koning van die Nederlande, Pietermaritzburg, 25 April 1842, J. H. Breytenbach (red.), *Notule van die Natalse Volksraad*, S.A. Argiefstukke, Natal No. 1, p. 401 (my kursivering).

„This mania could never have spread as it did, seeing it involved such fearful sacrifice of property – of Ease – of life, unless it had been fed by some secret Evil influence – that was *a* Satan
'Squat like a toad close at the Ear of Eve,
Assaying by his devilish arts to reach
The organs of her fancy, and with them forge
Illusions – ' "
Eerw. J. Ayliff, The Emigration of the Boers, p. 12, handskrif opgestel sowat 20 jaar na die Groot Trek, MS. 15, 292, Methodist Archives, Rhodes-Universiteit, Grahamstad.

Soos met die begin van baie gedagterigtings en bewegings, is dit nie moontlik om met sekerheid die ontstaan van die trekgedagte aan 'n bepaalde tydstip of definitiewe persoon te koppel nie. Waar daar soveel grensboere was wat toe ernstig ontevrede begin raak het, sou mens verwag dat 'n dergelike idee as moontlike oplossing vir hul moeilikhede so teen die vroeë jare dertig geleidelik by sommige boeredenkers, moontlik tegelykertyd, vorm begin aanneem het. „Die binnelandse boere" – so lui prof. H. B. Thom se siening – „was mense wie se ouers en grootouers geleidelik die binneland ingetrek het en wat self ook die lewe in die vrye veld geken het, sodat dit heel natuurlik is dat hulle, toe toestande in die Kolonie vir hulle ondraaglik geword het, aan wegtrek gedink het. Wegtrek – dit was die uitweg wat hulle verstaan het, en bowendien die enigste uitweg wat hulle kon sien."[1]

Prof. Thom wys ook verder daarop dat Voortrekkergetuies soos J. H. Hatting en W. J. Pretorius dit nie met mekaar eens is oor presies wanneer die trekgedagte ontstaan het nie. Terwyl Hatting sê dat die trek uit die Kolonie vir die eerste keer in 1835 deur die boere bespreek is, beweer Pretorius dat dit reeds voor 1834 deur baie burgers oorweeg is.[2] H. F. Fynn verklaar: „It was not, however, till 1834, when the Emancipation of Slavery occurred which produced great discontent among the Boers of the Cape Colony, that they savoured the idea of emancipating themselves from the British Government by meeting beyond the boundary of the Cape Colony."[3] Alhoewel Fynn bevestig dat hy van 1834 tot 1848 op die Kaapse grens was en dus in 'n posisie om die doelstellings van die eerste Voortrekkers te leer ken, begaan hy soveel mistastings dat dit duidelik is dat daar in hierdie verband nie veel op sy getuienis staatgemaak kan word nie.[4] Waar al drie beskikbare getuies uiteenlopende getuienis lewer, skyn dit aan te toon dat die trekgedagte nie maklik tot 'n bepaalde jaar teruggevoer kan word nie.

Wat wel duidelik is, is dat die trekgedagte uit sowel 'n positiewe as 'n negatiewe element bestaan het. Deurdat 'n beter kennis van die binnelande deur verkenning opgedoen is, is die bestaan van relatief dunbevolkte en vir boerdery aanloklike, gesonde streke as positiewe aantrekkingskrag onder die aandag van die grensboere gebring. Met die oplaai van die grensboere se griewe in die vroeë jare dertig ontwikkel daar ook 'n negatiewe ontvlugtingsmotief: om uit die onrustige Kaapse Oosgrensdistrikte, waar toestande soms ondraaglik skyn te word, weg te trek. Aangesien die grensboere as Trekboere reeds gedurende die agtiende en vroeë negentiende eeu psigologies en fisies beweeglik geword het, sou die opoffering in verband met die ontworteling nie ondraaglik groot wees nie.

Daar was egter nog 'n aantal betreklik bekende, asook taamlik onbekende struikelblokke in die weg: die houding en optrede van die Britse regering; die probleem om voldoende oortuigingswerk te doen sodat duisende grensboere die trekgedagte in 'n trekdaad sou kon omskep; die bekombaarheid van voldoende geskikte grond in die noorde en noordooste; en die houding van hul nuwe inboorlingbure in die binneland. Die verdere vrae wat die ontkieming van die trekgedagte oproep, sou slegs afdoende beantwoord kon word nadat verdere binnelandse verkenning onderneem is. Verkenning is die oorsaak sowel

1. *Gert Maritz* (1965), p. 75.
2. *Ibid.*
3. *The Diary of Henry Francis Fynn*, p. 312. Kyk ook F. L. Cachet, *Vijftien jaar in Zuid-Afrika*, I, Leeuwarden, 1875, pp. 139–140.
4. Fynn beweer bv. dat Piet Uys, Maritz (uit Somerset!) en Piet Retief *gelyktydig* die Trekkers uit die Kolonie sou gelei het. Dan sou Retief aan Fynn ook 'n „handsome salary" aangebied het, benewens een van die hoogste poste onder die Trekkers, indien hy hulle sou vergesel (*ibid.*, pp. 312–313; vgl. ook die Fynn Papers, 27107 in die Killie Campbell-Biblioteek, Durban). As die omstandighede waaronder Retief en sy Voortrekkers verkeer het, in ag geneem word, lyk so 'n aanbod hoogs onwaarskynlik.

as die gevolg van die trekgedagte. Die vroegste verkenning stimuleer die ontkieming van die trekgedagte; en wanneer die trekgedagte vorm begin aanneem, verleen dit weer die prikkel tot verdere verkenning. Latere verkenning is meer doelgerigte verkenning, want dit word onderneem om nadere inligting oor bepaalde landstreke te bekom: dan sou diegene wat reeds deur die trekgedagte beetgepak is, in staat gestel word om die voordele van hul gekose landstreek by hul medeboere te propageer. Slegs wanneer voldoende getalle vir 'n bepaalde streek gemonster kon word, sou die sukses van die emigrasie daarheen verseker wees. Die aanpasbaarheid van die koloniale boerdery by 'n nuwe landstreek sou 'n vername faktor by verkenning en propagering kon wees. Uit die lang reeks Suid-Afrikaanse verkennings wat reeds voor 1834 uitgevoer is, deur of met die medewete van grensboere, het die binnelande redelik goed bekend geraak. Diegene wat reeds ingelig is, soek nou gespesialiseerde, aanvullende inligting, sodat hulle die praktiese deurvoering van die trekgedagte in hul rigting met oorleg en insig kan beplan. Slegs op dié wyse kon hulle dit aanneemlik maak vir 'n sterk gevolg (veral uit hul eie omgewing), waarsonder hulle nie veel sou vermag nie. Dit is dus duidelik dat die ontwikkeling van die trekgedagte relatief gou die verdere oorweging begin inhou het dat dit suksesvol onder die grensboere gepropageer sou moes word. Vir sommige leiers van die Afrikaanssprekende grensboere onder daardie gegewe omstandighede het die trekgedagte in die vroeë jare dertig as 'n uitnemende oplossing voorgekom wat in wye grensboerkringe byval sou kon vind.

Diegene wat teen geweld gekant was, sou dit tevrede kon stel: dit was vreedsaam van aard. Onttrekking uit die Kaapkolonie sou juis die moontlikheid van gewapende verset deur heethoofde uit die weg ruim. 'n Positiewe daad sou die ongemaklike, spannende, passiewe gegriefdheid oor toestande in die Kaapkolonie kon vervang.[5] Die ongerief en risiko's van emigrasie sou goeie, volop grond vir landbou en veeteelt in die noorde en noordooste feitlik verniet (teen reiskoste of goedkoop inruilkoste van inboorlinge) aan Trekkers besorg; en vanselfsprekend sou die voorste Trekkers die eerste keuse hê. Vir die avontuursugtiges en die ambisieuses sou daar volop geleenthede wees om hulleself uit te leef. Grootse ideale het by leiers vaagweg begin wink. Demokratiese selfbestuur – 'n strewe van drie geslagte van Afrikaanse grensboere – sou verwesenlik kon word. 'n Eie staat sou 'n eie Nie-Blanke-beleid moontlik maak: nuwe inboorlingbure in die noorde en noordooste sou volgens eie insigte hanteer kon word; en aan arbeiders sou daar waarskynlik nie 'n gebrek wees nie.

Om die trekgedagte in 'n reeks konkrete stappe om te sit, sou egter talle probleme oplewer. Die Afrikaanse grensboer was inherent behoudend. Die revolusionêre neigings wat wel periodiek by hom aangetref word, het hy nie so spontaan uitgelewe nie. Dit was eerder reaksies teen die ultrakonserwatiewe

5. Preller, *Vm.*, I, pp. 115–116.

beleid van die Nederlandse Oos-Indiese Kompanjie wat tydens 'n vormende anderhalwe eeu 'n beklemmende hand oor hom probeer hou het.

Dit sou nie so maklik wees om die trekbeweging aan die gang te sit nie: min grensboere sou die eerste Trekkers wou wees wat die spit sou afbyt; verreweg die meeste grensboere sou verkies om eers te sien hoe die voorste mense vaar. En dít was juis een van die kardinale probleme van die Groot Trek – dat daar genoeg Trekkers moes wees om die beweging stewig te laat posvat. Sonder voldoende ondersteuners om die trekgedagte in 'n daad te omskep, sou dit nie maklik ingang vind by die breë massa van ontevrede grensboere nie. Vir baie mense het die Groot Onbekende 'n bedreiging vir goed en vir lewe ingehou, miskien nog in 'n grotere mate as die goed bekende bedreiging in die Kaapse grensdistrikte. Baie sou huiwer om tromp-op die koloniale wette i.s. landverlating en die meeneem van wapens en ammunisie te oortree; sommige sou die vraag gestel het wat van hulle sou word indien hulle, nadat hulle hul koloniale wortels uitgetrek het, langs die lang pad voorgekeer sou word? Heelwat meer inligting oor werklike en moontlike gevare in die binnelande sou deur baie verlang word. Sou die nuwe grense veiliger wees as die Kaapse Oos- en Noordgrens? Sou hul boerderybedrywighede dus lonend voortgesit kon word te midde van wilder mense en wilder diere en gevaarliker siektes vir albei?

Die essensiële oortuigingswerk en noodsaaklike voorbereiding is in geheimhouding gedoen. Openbare byeenkomste en openlike besprekings van 'n samespanning om koloniale wette onder verkose leiers te oortree, sou hulle aan 'n aanklag van hoogverraad of opstand blootstel. Hatting getuig inderdaad dat die grensboere „bang waren van door 't Goevernement voor rebellen gehouden te worden . . ."[6] Dat verantwoordelike leiers nie in 'n vroeë stadium aangewys kon word nie, moes noodwendig die organisasie van die Trek baie belemmer het. Mense wil tog vanselfsprekend weet vir wie hulle volg. In sulke geweldig uitgestrekte grensstreke sou dit besonder veeleisend wees vir die potensiële leiers om behoorlik met mekaar en met potensiële volgelinge kontak te maak om nie alleen gemeenskaplike en opvallende probleme op te los nie, maar om veral die onvoorsiene moeilikhede wat gedurig opgeduik het, uit die weg te ruim. Dit sal blyk uit ons ontleding van die ontvlamming van die trekgedagte in die volgende hoofstuk.

As gevolg van hierdie geheimhouding is dit vandag uiters moeilik om vas te stel wat heel aan die begin, toe die trekgedagte in die trekdaad omgewerk moes word, presies gebeur het. Aan die een kant kan ons nie verwag om uit kontemporêre amptelike en half-amptelike bronne veel wys te word nie; aan die ander kant bestaan daar nie tydgenootlike private grensboerbronne wat die organisasie en reëlings belig nie, terwyl die getuienis van baie Trekkers op hoë ouderdom dikwels onbetroubaar is, al sou die persoon nog self vroeg in sekere bin-

6. *Ibid.*

nekringe van die Voortrek beweeg het. 'n Mens hoef net 'n paar van die gesaghebbendste herinneringe van Voortrekkers op veel latere leeftyd krities te ontleed om te besef hoe veel tasbare vergissings en feitefoute daarin voorkom.[7] Dit is veral die chronologie (hier van kardinale belang) wat dikwels verward is. Daar kan maar min waarde geheg word aan latere aansprake van persone wat presies sou weet hoe die trekgedagte heel aan die begin in konkrete aksie omskep is.

Opvallende vrae soos wie die organiseerders was wat die sogenaamde verkenningskommissies sou uitgestuur het, wie presies die lede daarvan was, uit watter distrikte die kommissielede afkomstig was en wat hulle presies gerapporteer het, kan nie altyd maklik op afdoende wyse beantwoord word nie. Hierdie tweede vlaag van verkenning is van die grootste belang: dit is een van die eerste stappe wat organiseerders en belangstellendes gedoen het om dié beweging aan die gang te sit. 'n Behoorlike begrip van tendense in hierdie stadium kan heelwat daartoe bydra om talle vername latere strominge, soos trekrigtings, Trekkerpartyverdelinge en die verhouding tot die Britse regering, in die regte lig te sien.

Feitlik alle gesaghebbende geskiedkundiges soos Preller,[8] Cory,[9] Walker[10], Nathan[11] en Van der Walt[12] wat 'n studie van die voorbereiding van die Groot Trek gemaak het, gee basies dieselfde relaas. Theal is 'n belangrike uitsondering.[13] Die gewone relaas lui dat Piet Retief en Gert Maritz die hooforganiseerders was; dat die twee leiers drie kommissies uitgestuur het om in drie verskillende rigtings (na Damaraland in die noordweste, Soutpansberg in die noorde en Natal in die noordooste) die onbekende te verken; dat, nadat die laaste kommissie vroeg in 1835 teruggekeer het, finale reëlings getref is om die emigrasie te laat begin. Dié relaas klink aanneemlik: sowel Retief as Maritz was later vername Voortrekkerleiers en die drie rigtings is die drie logiese alternatiewe rigtings wat oorweging verdien het.

Wanneer ons die relaas net so aanvaar, kom ons egter voor verskeie moeilikhede te staan. Die drie rigtings (soos in die vorige hoofstuk uitvoerig aangetoon) was reeds goed verken en betreklik betroubare inligting oor baie noordelike streke was reeds mondeling, op skrif en in beeld beskikbaar gestel aan ontevrede grensboere. Dit skyn dus (soos ook reeds vermeld) dat hierdie ver-

7. Vgl. o.a. Preller, *Vm.*, I–IV; L. J. Nel, *Herinneringe uit die Voortrekkertyd*, Pretoria, 1939; L. Rompel-Koopman, *In het Land van Piet Retief*, Pretoria, 1919; D. C. Uys, *Die Voortrekkers*, plek en jaar van publikasie onvermeld; M. J. de Jager, *Geschiedenis van de Voortrekkers*, plek en jaar onvermeld.
8. *Vm.*, I, pp. 270–273. Hoewel lank nie meer gesaghebbend nie, is Preller jare lank deur gesaghebbende skrywers nagevolg.
9. *The Rise of South Africa*, III, p. 401.
10. *The Great Trek*, pp. 94–95.
11. *The Voortrekkers of South Africa*, pp. 19–21.
12. Van der Walt, Wiid en Geyer (reds.), *Geskiedenis van Suid-Afrika*, I, pp. 277–278.
13. *History of South Africa since 1795*, II, p. 272 vlg. en 343.

kenning meer daarop bereken moet gewees het om die trekgedagte as gevolg van vollediger gunstige inligting, eerstehands meegedeel, te laat posvat; daarby kan bygevoeg word dat die voorstanders van sekere trekbestemmings na oortuigender redes vir daardie besondere rigtings op soek kon gewees het.

Dat Piet Retief in hierdie stadium as geheime organiseerder van die Groot Trek sou opgetree het, kan ons glad nie aanvaar nie. Weliswaar het hy in Augustus 1832 aan siviele kommissaris Campbell van Albanie die idee van 'n grensboeremigrasie in die vooruitsig gestel, maar dan met verlof van die Britse owerheid.[14] Uit latere woorde deur Retief gebesig, is dit heeltemal duidelik dat hy in 1836 nog glad nie 'n oortuigde voorstander van die trekgedagte was nie. In 'n private brief aan familie gerig (vermoedelik vroeg in 1836), laat hy hom soos volg uit: „Ik zal de onderneming nog wat uitstellen . . . (ik) leeft nog op hoop van verbetering."[15] Uit Retief se woorde as regeringsamptenaar 'n bietjie later in 1836 blyk dit dat hy probeer om die grensboere in die Kolonie te hou. Aan luitenant-kolonel H. Somerset spreek hy in Augustus die hoop uit dat die grensboere oorreed sal kan word om te bly. Met die hulp van Stockenstrom wil hy „de so onmisbaare persoone" terughou in die Kolonie.[16] Nadat Potgieter en Maritz reeds weg is op trek, skryf Retief aan die luitenant-goewerneur dat hy sy bes doen om die grensboere te kalmeer en dat hy hulle probeer verseker „dat wij nu op het punt staan gerust en beeter leeven te verwagten". Hy deel Stockenstrom „met diep leedweesen" mee dat op dieselfde dag as waarop hy skrywe (18 Oktober 1836) „tien families van haast mijn dapperste manschappen uit mijn wijk over de grinse gaad . . ."[17] Hierdie verklarings deur Retief lei ons tot die slotsom dat hy nouliks enige belangrike aandeel in die voorbereiding van die Trek kon gehad het. Ons onderskryf prof. H. B. Thom se volgende uitspraak:

„As hy in hierdie verband aktief opgetree het, dan het dit maar op geringe skaal geskied en seker ook meer in die gees van 'n belangstellende buitestaander as 'n ernstige voornemende Trekker. Waarskynlik was dit sy betrekking onder die Regering wat remmend gewerk en hom daarvan weerhou het om al vroeg ernstige oorweging aan die trekgedagte te skenk en aan die voorbereidingswerk 'n noemenswaardige aandeel te neem."[18]

'n Mens kan nie anders as om tot die gevolgtrekking te kom dat Piet Retief 'n huigelaar moes gewees het (wat hy volgens alle getuienis beslis nie was nie) indien hy aktief sou meegehelp het om die Trek te organiseer terwyl hy bostaande woorde in 1836 geskryf het nie. Selfs teen Oktober 1836 het Retief nog

14. Ay. 8/83: Misc. Letters, 1832, gedateer Coeroemo Bosch, 25 Aug. 1832 (K.A.).
15. *De Meditator*, 15 Mei 1838.
16. Franken, *Piet Retief se lewe in die Kolonie*, p. 388, brief uit Winterberg, gedateer 24 Aug. 1836.
17. *Ibid.*, p. 396.
18. *G.M.*, p. 85.

probeer om sekere grensboere te ontmoedig om te trek. As staatsamptenaar kon hy bes moontlik op halfhartige wyse die Trek teengegaan het; hy kon self nie meer geglo het dat die Trek gekeer kon word nie; hy kon somtyds selfs advies aan voornemende Trekkers gegee het wat nie daarop gemik was om die trekgedagte te bestry nie – maar hy kon beslis nie een van die vroegste propageerders en organiseerders van die Trek gewees het en terselfdertyd as eerbare man as veldkommandant aangebly het nie. Piet Retief is eers teen die einde van 1836 finaal tot die trekgedagte bekeer en kon dus nie vroeg 'n aandeel in die trekorganisasie gehad het nie.

Aangesien die beweerde aandeel van Piet Retief in die sogenaamde drie verkenningskommissies nie korrek is nie, ontstaan die vraag of al die ander bewerings deur geskiedskrywers in dié verband wel aanvaarbaar is. Weens die skerm van geheimhouding oor die omskepping van die trekgedagte in die trekdaad, beskik ons slegs oor baie karige getuienis wat ook moeilik gekontroleer kan word. Steun historici nie soms te sterk op karige getuienis, sonder om dit eers aan 'n deurtastende, kritiese ontleding te onderwerp nie? Die vraag kan ons slegs afdoende beantwoord deur te bepaal op watter bronne die geskiedskrywers gesteun het en hierdie bronne deeglik krities te ondersoek.

Die enigste twee erkende bronne vir die bewering dat daar op die vooraand van die Groot Trek georganiseerde verkenning deur die uitstuur van drie bepaalde kommissies was, is die „Narrative of Willem Jurgen Pretorius (1834–1839)" deur J. Bird in sy *The Annals of Natal*, I, in die jare tagtig van die negentiende eeu gepubliseer[19], en *Mr Rudolph's Reminiscences of South African Pioneers*, versorg deur E. V. Bambrick en in 1905 gepubliseer.[20] Laat ons die betrokke gedeeltes van die twee bronne langs mekaar lê en probeer vasstel of daar enige verband tussen hulle is.

| W. J. Pretorius | G. M. Rudolph |
|---|---|
| The project of an extensive emigration had suggested itself to many of the colonists before the year 1834, but until that date no organization existed for giving effect to their desire of withdrawing themselves from the control of the English Government . . . Pieter Retief and Gerrit Maritz were the leading men in the movement. They sent three parties (called "commissions") of their countrymen to explore the country beyond the Great (Orange) River. The proceedings for stimulating and organizing the emigra- | The project of an extensive emigration had suggested itself to many of the colonists before the year 1834, but until that time no organisation existed to give effect to their desire to withdraw themselves from the control of the Government . . . Pieter Retief, of Fort Bowford, and Gert Maritz, of Graaf-rienet, were the leading men of the emigrants. They had meetings and consultations with other leaders, the result of which was that they sent three exploring parties to the countries beyond the Orange |

19. Kaapstad, omstreeks 1885.
20. G. M. Rudolph, „The Voortrekkers" is oorspronklik in vyf dele gepubliseer in *The Greytown Gazette and Lion's River County Herald* van 15, 22, 29 April, 6, 13 en 27 Mei 1905. Nog dieselfde jaar is dit te Greytown herdruk as *Mr. Rudolph's Reminiscences of South African Pioneers, edited by Edward V. Bambrick.*

tion were kept very secret; there was a necessity for this at that time, though no reason for it existed when the exodus actually occurred. Secrecy was easily attained, because for many years numbers of colonial Boers had sought a change of pasture beyond the Orange River. They had never gone to any great distance from the boundary. It was known to the Civil Commissioners of the neighbouring districts in the colony that the change of pasture was an advantage, and it was permitted on the understanding that there was to be no permanent occupation of the new fields. Once a year an order was sent out for the Boers to return within the frontier line, and they always obeyed the order. The explorers, therefore, were not looked on with suspicion when they crossed the Great River.

One of the exploring parties went through Kafirland to the harbour of Natal. Amongst these, the men of principal note were Stephanus Maritz, Jacobus Uys, Karl Landman, Johannes de Lange, and Jacobus Moolman. The "Commission" under Scholtz went towards Zoutpansberg. There they found the family of Buys, who had fled from the Cape after the occurrences at Slagter's Nek. I was one of the third party, under Johannes Andries Pretorius, which went north-west to the "Dorse-land" (the parched country – Damaraland).

Towards the end of 1834, and early in 1835, the explorers returned and made their reports.

A consultation was then held. Maritz rode round the country to induce, and make arrangements for, emigration.

River. They kept these proceedings secret thinking there was necessity for doing so at that time, though no reason for it existed when the exodus took place.

Secrecy was easily attained, as for many years Colonial burghers had been in the habit of trekking across the boundary, which was the Orange River, for change of pasture for their stock. They had, however, never gone to any great distance beyond the limit. This was not prohibited by the Civil Commissioners of the neighbouring districts as they knew of the advantages derived by change of stock pasture. It was, never-the-less, understood that there was to be no permanent occupation of the new fields, and once a year an order was issued for the farmers to return to within the frontier line. This order was always obeyed. The explorers therefore were not looked upon with suspicion when they crossed the Orange River.

*The Trekkers and Troubles*

One exploring party went to Port Natal and consisted of S. Maritz, P. Uys, J. Uys, G. Rudolph, Hans de Lange, J. Moolman, and about six others. A second party under leadership of Scholtz journeyed to Zoudspanberg, and a third party in charge of Johannes Pretorius went westward to Damaraland.

In 1835, immediately after the devastating Kafir War of 1834–5, these Commissioners returned and made their reports.

Consultation was then held. Maritz travelled around the country to induce the farmers and to make arrangements for the trek.

'n Oppervlakkige vergelyking bring dadelik aan die lig dat daar so 'n noue verband tussen die twee dokumente bestaan dat ons nie anders kan as om te besluit dat die een die ander nagevolg het nie. Die eerste sin, en baie ander sinne ook, is op enkele kleinere verskille na, presies dieselfde. Om die vraag te beantwoord watter getuie die ander nageskryf het, is ook nie te moeilik nie. Pretorius se getuienis is sowat twintig jaar voor Rudolph s'n ook in Natal in 'n bekende boek gepubliseer en was dus beskikbaar vir raadpleging deur Rudolph. Volgens Pretorius se getuienis (wat ons nie rede het om in hierdie verband te betwis nie) was hy as jong man van 25 jaar persoonlik mee met die verkenningstog na Damaraland.[21] Pretorius was dus in staat om sy getuie-

21. Bird, *Annals*, I, pp. 230–231.

nis o.a. op sy eie ervaring te baseer. As slegs 'n sesjarige seuntjie in 1834, moet Rudolph noodwendig die meeste van die persoonlike inligting waaroor hy beskik het, later van familie en vriende uit die ouere geslag gekry het. Sy vader, J. B. Rudolph, sou nog 'n hele ruk teen die Groot Trek gekant wees, maar sy Oom Gert (wie se naam hy self by die lede van Uys-kommissie voeg) was met die Uys-kommissie mee na Natal.[22]

Vir Rudolph was dit dus 'n natuurlike stap toe hy in April 1905 as 77-jarige grysaard in Hollands sy twee lesings te Greytown gegee het, dat hy en E. V. Bambrick, die versorger van die Engelse teks (alhoewel Rudolph Engels goed magtig was en dus die finale teks met oorleg kon goedkeur) van sy lesings, baie swaar op W. J. Pretorius se „Narrative" gesteun het.[23] Op die keper beskou, word Pretorius se relaas met enkele weglatings en byvoegings wat Rudolph (en/of sy redakteur) gepas beskou het, met hier en daar ander bewoordings, net so weergegee. Baie opmerklik is dit dat die enigste wesenlike verskil tussen die twee tekste die twee kommissies na Damaraland en na Natal raak. Daarby was die getuies persoonlik, of deur middel van familielede, by die kommissies betrokke. Pretorius wy meer uit oor die kommissie na die noordweste en meld sy eie aandeel daaraan; vir Rudolph is dit 'n onbekende, onbelangrike kommissie, sonder merkbare direkte resultate. Oor die Uys-kommissie na Natal, verreweg die belangrikste kommissie, is Pretorius baie beknop en soms ook foutief (in soverre hy bv. die leier Piet Uys weglaat en Karel Landman, wat glad nie mee was nie, onder die vernaamste lede plaas). Rudolph probeer vanuit sy persoonlike kennis Pretorius se vernaamste foute korrigeer en Pretorius se karige feite aanvul, sonder om te veel wysigings in Pretorius se volgorde van die lede aan te bring.

Ons moet dus tot die gevolgtrekking kom dat, behalwe vir enkele korrektiewe wysigings deur Rudolph in Pretorius se „Narrative" aangebring (die vernaamste waarvan die Uys-kommissie raak), die twee bronne basies identies is, en in so 'n mate dat Pretorius as die enigste grondgetuie aangaande die georganiseerde verkenning deur drie kommissies beskou moet word. Rudolph kon of wou nie enige basiese kennis daaraan byvoeg nie.

Om dieper deur te dring tot wat presies gedurende die tweede, uiters betekenisvolle fase van verkenning gebeur het, moet ons ons dus strak en krities op

22. Uitenhage 4/1: Doop Boek, 1817–1829, G. M. Rudolph, gebore 25 Sept. 1828, p. 540 (K.K.A.); C.O. 3975: Memorials Received, U–Z, Nos. 1–117, 1834, no. 2, P. L. Uys en andere aan D'Urban, 19 Julie 1834 (K.A.); *Vm.*, III, pp. 121–122; Chase, *Natal Papers*, I, pp. 89–91.

23. Inleidend by Rudolph se eerste deel word gesê dat dié lesing aangevul is deur akkurate verslae van verskillende partye bekom en „occasional excerpts of the 'Annals of Natal'". Nòg W. J. Pretorius nòg sy „Narrative" word egter genoem. Vgl. „Reminiscences", p. 4 en *The Greytown Gazette*, 15 April 1905, p. 3.

Tog aarsel Rudolph nie om o.a. Pretorius se foutiewe relaas van die slag van die Wit-Umfolozi reg te stel nie. Vgl. „Narrative", p. 235 teenoor „Reminiscences", p. 11.

die getuienis van Willem Jurgen Pretorius – nou die enigste basiese bron – toespits. Sy loopbaan moet kortliks nagegaan word ten einde vas te stel hoe hy aan sy kennis gekom het; of hy in staat en bereid daartoe was om ware feite korrek mee te deel; wanneer (en onder welke omstandighede) sy relaas aangeteken is of hy dit laat aanteken het, en hoe goed sy geheue op daardie tydstip was. Die betroubaarheid van sy „Narrative" moet dus krities ontleed word aan die hand van bekende, kontroleerbare feite sodat ook meer lig op die minder kontroleerbare feite gewerp kan word.

W. J. Pretorius (17 Oktober 1808 – 4 April 1889) is gebore in die distrik Graaff-Reinet as tweede seun van Johannes Andries Pretorius, 'n grensboer.[24] Getroud met Johanna Catharina de Beer voordat hy mondig was, in April 1828, het hy drie dogters ryker geword voordat hy op trek gegaan het.[25] Johannes Andries Pretorius was een van die rykste boere in sy uitgestrekte veldkornetskap Winterveld, waar hy sy plaas *Brandfontein* bewoon het, vermoedelik saam met sy seun. Willem Jurgen het in 1836 reeds 22 beeste en 450 skape o.a. besit.[26] In die groot distrik Graaff-Reinet was die veldkornetskap Winterveld een van die mees noordwestelike wyke, wat in Februarie 1837 onder die nuutgestigte distrik Colesberg geplaas sou word.[27] Op *Brandfontein*, digteby die latere dorp De Aar, het nòg vader nòg seun slawe aangehou.[28]

Volgens sy eie getuienis het Willem Jurgen die kommissie na Damaraland onder sy vader se leierskap in 1834 vergesel; en vermoedelik het hy teruggekeer voor die doop van sy tweede dogter op 3 Mei 1835.[29] Niks is verder oor die kommissie bekend nie, behalwe dat geen Voortrekkers, sover ons kennis strek, ooit na Damaraland getrek het nie.[30] Willem Jurgen het nie besonder vroeg getrek nie: in 1866 het hy aan die Vrystaatse Volksraad verklaar dat hy die Kaapkolonie in 1837 verlaat het.[31] Gevolglik kon hy, indien sy mededeling korrek is, die Slag van Vegkop, onder ander vroeë gebeure, nie meegemaak het nie.

24. Graaff-Reinet 3/2: Doop Boek, 1804–1810, p. 158 (K.K.A.).
25. G.R. 6/2: Huwelik Boek, 1806–1839, no. 26, pp. 116–117, 7 April 1828 (K.K.A.); G.R. 17/10: Matrimonial Court Vouchers, 1828–1830, onder datum 17 Feb. 1828, toestemmingsbrief van sy skoonouers; J. 138: Graaff-Reinet Opgaafrolle, 1835, Winterveld, p. 83 (albei K.A.); G.R. 3/11: Doop Boek, 1829–1833, 18 Feb. 1832, p. 126 agterkant; G.R. 3/12: Doop Boek, 1834–1837, 3 Mei 1835, p. 107 en 1 Jan. 1837, p. 268 (albei K.K.A.).
26. J. 139: Graaff-Reinet Opgaafrolle, 1836, Winterveld, p. 56, nos. 52 en 54 (K.A.).
27. Theal, *History of S.A. since 1795*, II, p. 164 en kaart teenoor p. 172; P. J. van der Merwe, *Noordwaartse Beweging*, kaart teenoor p. 304.
28. Vgl. Slave Office 6/61: Graaff-Reinet, Register of Slaves, B, 1820–1835 (K.A.).
29. G.R. 3/12: Doop Boek, 1834–1837, 3 Mei 1835, p. 107 (K.K.A.).
30. 'n Deurtastende ondersoek is gedoen in kontemporêre en latere bronne.
31. Ongedateerde memorie om 'n plaas deur Pretorius aan die Volksraad op sy sitting van 7 Mei 1866 voorgelê (afskrif van die Vrystaatse Argivaris ontvang in briewe gedateer 26 Oktober 1960 en 7 Desember 1960). Vir Pretorius se eie woorde kyk Hoofstuk I, voetnoot 6.

Met wie hy saamgetrek het, weet ons nie: moontlik kon hy met sy vader, wat *Brandfontein* op 16 April 1836 verkoop het, meegegaan het.[32] Dit kon egter nie voor 1 Januarie 1837 gewees het nie, want toe is sy derde dogter gedoop.[33] Teen Maart 1837 is sy vertrek nog nie uit Colesberg gerapporteer nie.[34] Hoe dit ook al sy, W. J. Pretorius is met Andries Pretorius mee op laasgenoemde se kommissiereis van vyf man op 22 Desember 1837 uit die Tugelavallei na Port Natal. Dit was 'n vinnige reis met twee perdewaens. Nadat die geselskap Nuwejaar met 'n paar Engelse op die baai deurgebring het, word die terugtog op 2 Januarie 1838 aanvaar. Vyf dae later het hy by die Tugelalaers aangekom. Daarna tref ons W. J. Pretorius by Piet Uys op sy noodlottige kommando aan as ooggetuie van die hinderlaag waarin sy leier geval het. Toe Gert Maritz daarna drie afgevaardigdes na die Kaapkolonie stuur om emigrasie aan te moedig en om hulp te vra, is Pretorius die afgesant na Beaufort-Wes. Teen Desember 1838 vind ons hom op die Winkommando.

Gedurende April tot Oktober 1839 reis hy weer na die Kaapkolonie op familiesake.[35] In 1840 word hy verkies as heemraad van Pietermaritzburg, maar weier om sy plek in te neem. Die volgende jaar word hy egter as sodanig aangestel. Teen Januarie 1842 word hy as volksraadslid van Natal verkies en ingesweer. Hy woon vergaderings getrou by en op 15 Julie 1842 onderteken ook hy die deklarasie van onderwerping aan die Britse regering. Pretorius bly nog raadslid, word weer as heemraad gekies vir 1843, en in Augustus van daardie jaar ook herkies as volksraadslid. Toe hy in Augustus 1844 nogmaals as lid van die hoogste wetgewende liggaam herkies word, weier hy om verder te dien.

In Februarie 1847 tref ons hom nog te Pietermaritzburg aan, as 'n agent vir J. D. Cilliers van Sandrivier, Winburg.[36] Met A. W. J. Pretorius maak hy 'n jaar later gemene saak in sy verset teen sir Harry Smith in die Transoranje.[37] Teen 1854 verskyn hy weer op die voorgrond as mede-ondertekenaar van die Bloemfontein-Konvensie.[38] Hy vestig hom as boer in die Republiek van die Oranje-Vrystaat, waar hy, volgens sy eie latere getuienis, tot sy groot skade daadwerklike dienste aan die staat gedurende die Basoeto-oorloë van 1866 en 1868 lewer.[39] In hierdie jare sestig, en weer in 1870, word hy deur die Volks-

32. Transfers and Mortgages, 15-19 Junie 1838, vol. 15, no. 116 (Kaapse Kantoor van Aktes).
33. G.R. 3/12: Doop Boek, 1834-1837, 1 Jan. 1837, p. 268 (K.K.A.).
34. Vgl. P. J. van der Merwe, *Noordwaartse Beweging*, pp. 374-375.
35. Bird, *Annals*, I, pp. 232-236.
36. J. H. Breytenbach (red.), *Notule van die Natalse Volksraad*, pp. 47, 51, 77, 123, 126, 133, 136, 139, 142, 147, 148, 150, 155-158, 165-167, 169, 178, 189, 213 en 226-227; S.G.O. III/5/5: no. 54, W. J. Pretorius aan D. Moodie, Pietermaritzburg, 23 Feb. 1847 (afskrif aan my voorsien deur mnr. W. B. van der Vyver, Argivaris te Pietermaritzburg, 2 Des. 1960).
37. Vgl. bv. sy nota i.s. ammunisie, gedateer Sandrivier, 28 Junie 1848, R. 144/48 in S.S. 1: 1829-1849 (T.S.A.).
38. Eybers, *Select Const. Docs.*, Londen, 1918, pp. 281-285.
39. Memorie deur W. J. Pretorius aan die Vrystaatse Volksraad op sy sitting in Mei 1881.

raad as heemraad benoem.[40] Teen 1873 koop hy die plaas *Driefontein* in die distrik Harrismith; twee jaar later tref ons hom aan te Flensburg (ook in die distrik Harrismith); en teen Mei 1881 woon hy (skynbaar as afgetredene) op die dorp Harrismith.[41] Kort daarna besluit hy om na Natal terug te keer. In Desember 1882 trou Pretorius weer, dié keer met Heyla Magdalena, gebore Van den Berg, te Pietermaritzburg en vestig hom weer daar, en wel op Erf no. 3, in Kerkstraat. In 1889 is hy daar oorlede en begrawe.[42]

Uit die kort lewenskets blyk dit dat W. J. Pretorius heeltemal 'n betekenisvolle rol gedurende die Groot Trek gespeel het, hoewel hy gewoonlik meer geneë was om ander te volg as om self leiding te gee. Tydens die tweede fase van verkenning was hy 'n nie onaansienlike jongman van 25 jaar wie se vader leiding geneem het in 'n verkenningstog na die latere Suidwes-Afrika. Pretorius het egter in 'n noordwestelike uithoek van die vir ons betekenisvolle Kaapse noordgrensgebied gewoon en dit het meegebring dat hy afgesonderd was van meeste van die Oosgrensboere uit wie se geledere die Voortrekkers by uitstek gekom het. Veral was hy vér verwyderd van die boere wat op die suidflank van die Oosgrens – in Uitenhage en Albanie – gewoon het. Die vraag ontstaan dus of hy oor hulle planne betroubare inligting kon kry. Daar was geen rede meer vir Pretorius om die ware feite, soos hy hulle geken het, oor die tweede fase van verkenning nie in sy „Narrative" mee te deel nie. Daar moet egter nog vasgestel word wanneer en onder welke omstandighede sy relaas aangeteken is, asook hoe betroubaar die kontroleerbare feite daarin is.

Die getuienis van Pretorius wek die indruk (ook by feitlik alle skrywers) dat dit nie baie lank na die laaste gebeure (van 1841) daarin vermeld, opgestel moet gewees het nie en dat die besonderhede dus nog vars in sy geheue was. Dit gee ook so 'n kompakte, besadigde en geloofwaardige relaas dat erkende geskiedskrywers van die Groot Trek dit as gesaghebbend aanvaar het.[43] Wanneer ons Pretorius se getuienis krities beskou, verrys heelwat meer en ernstiger vraagtekens as dié oor die beweerde rol van Piet Retief in die georganiseerde verkenning wat reeds hierbo gegee en as foutief gepostuleer is.[44]

Harrismith, 25 April 1881. Vgl. ook nog 'n memorie deur W. J. Pretorius aan die Volksraad, Flensburg, distrik Harrismith, 19 April 1875 (afskrifte van albei dokumente is aan my voorsien deur die Vrystaatse Argivaris op 7 Des. 1960).

40. Gegewens deur die Vrystaatse Argivaris aan my per brief op 26 Okt. 1960 verskaf.
41. Memorie deur W. J. Pretorius aan die Vrystaatse Volksraad, Harrismith, 8 Mei 1872, tesame met die memories in voetnoot 39 vermeld (afskrifte van al drie dokumente is op 7 Des. 1960 deur die Vrystaatse Argivaris aan my voorsien).
42. Testament van W. J. Pretorius, 20/1889, Pietermaritzburg, 22 Des. 1883, met codicille gedateer Aug. 1887 en 13 Julie 1888 (gesertifiseerde fotokopie deur Meester van die Hooggeregshof te Pietermaritzburg op 8 Okt. 1964 aan my voorsien); *De Natal Afrikaner*, 12 April 1889 en *The Natal Witness*, 8 April 1889 (afskrifte van doodsberigte deur die Natalse Argivaris aan my voorsien).
43. Vgl. bv. Preller, *Vm.*, I, pp. 270–273; Walker, *The Great Trek*, pp. 94–95; Nathan, *The Voortrekkers of South Africa*, pp. 19–21; Van der Walt, Wiid en Geyer (reds.), *Geskiedenis van Suid-Afrika*, I, pp. 277–278.

'n Paar opvallend foutiewe bewerings in Pretorius se „Narrative" gaan oor vername feite wat vandag maklik gekontroleer en as foute bewys kan word. Die vernaamste oorsaak van die Groot Trek, sê Pretorius, was „the dissatisfaction felt at the emancipation of the slaves, upon whose labour the colonists were dependent in their agricultural and other pursuits, and for whom the compensation made to their masters and owners was ruinously insufficient."[45] Dit is duidelik 'n uiters eensydige weergawe van die oorsake van die Groot Trek. Oor die eintlike redes vir die Groot Emigrasie openbaar Pretorius 'n verregaande onkunde. Hy het ver weg van die Oosgrens gewoon en ook van die meeste slawebesitters, het self nie slawe besit nie, en ignoreer heeltemal die landlopery en swak beheer oor Nie-Blanke arbeid. Hy was nie 'n heel vroeë Voortrekker nie. As inwoner van Winterveld, 'n veldkornetskap waar talle Trekboere gewoon het wat periodiek na die Transoranje verhuis het, skyn Pretorius veral met Trekboere te geassosieer het wat ook in die aangrensende veldkornetskappe van Uitvlugt, Bowe-Seekoerivier en Middenveld sterk gevestig was.[46] Die hele oosgrenssituasie laat hy buite rekening, asook die ernstige grief van ander boere dat Nie-Blankes as onbeheerbare landlopers chroniese onrus opwek. Òf sy geheue moet hom heeltemal in die steek gelaat het òf hy was nie self geroer deur enige van die beweegredes wat die rasegte Voortrekker gedwing het om sy land te verlaat nie. Albei affekteer die betroubaarheid van sy getuienis.

Volgens Pretorius was die vernaamste lede van die kommissie wat na Natal gegaan het, Stephanus Maritz, Jacobus Uys, Karel Landman, Johannes de Lange en Jacobus Moolman.[47] Wat onmiddellik opval, is die weglating van Piet Uys, wat deur ander kontemporêre en betroubare bronne onbetwisbaar as die leier van die kommissie aangewys word. Dat Karel Pieter Landman as derde lid van die kommissie genoem word, is 'n verdere tasbare fout. Terwyl welbekende kommissielede uit Landman se Uitenhaagse veldkornetskap van Onder-Boesmansrivier genoem word, was Landman self beslis nie saam nie. Die bewyse lê onomstootlik in die Kaapse Kantoor van Aktes dat Landman tydens die afwesigheid van die kommissielede in Natal twee koopbriewe in elke geval voor ses getuies in die Kaapkolonie onderteken het.[48] Nie alleen sluit dit sy teenwoordigheid in Natal uit nie, maar die blote feit dat Landman in dié stadium sy grondbesit in die Kolonie uitbrei, dui daarop dat hy nie nou sou wou trek nie. Eers in Junie 1837 sou hy sy plaas verkoop om in die daaropvolgende Oktober te emigreer.[49]

44. Kyk hierbo voetnote 15 tot 18.
45. Bird, *Annals*, I, p. 230.
46. P. J. van der Merwe, *Noordwaartse Beweging*, kaart teenoor p. 304.
47. Bird, *Annals*, I, p. 231.
48. Kyk Transfers and Mortgages, Sept. 1836, vol. 9, no. 19 en Aug. 1835, vol. 8, no. 104 (Kaapse Kantoor van Aktes, Kaapstad).
49. Transfers and Morigages, 1–19 Des. 1837, vol. 18, no. 45 (Kaapse Kantoor van Aktes); *The Graham's Town Journal*, 19 Okt. 1837; Muller, „Veertig jaar uit die lewe

Op verdere foute in Pretorius se „Narrative" kan vlugtig gewys word. Moselikatse noem hy 'n broer van Dingane. Piet Uys sou volgens hom as opperbevelhebber van die sogenaamde Vlugkommando aangestel gewees het en Hendrik Potgieter sou hom daarop tydens die ekspedisie aan insubordinasie skuldig gemaak het. Piet Retief sou op 3 Februarie vermoor gewees het. Die sogenaamde Winkommando sou uit soveel as 600 ruiters bestaan het. By die Slag van die Wit-Umfolozi sou dit Karel Landman o.a. gewees het wat 'n terugtog beveel het, in teenstelling met die erkende opvatting dat dit Hans (Dons) de Lange was wat dié verstandige stap beveel het, strydig met sy bevelvoerder Landman se instruksie dat die kommando hom ter plaatse moes verdedig.[50]

Dit is uiters moeilik om onomstootlik vas te stel waar en onder welke omstandighede Pretorius se „Narrative" opgeteken is. Nieteenstaande herhaalde ondersoeke en navrae by baie instansies, kon geen definitiewe inligting oor die herkoms verkry word van die dokument wat John Bird op bladsye 230–237 van deel I van sy *Annals of Natal* (ongeveer in 1885 gepubliseer) afgedruk het nie. Bird sê in sy „Introductory Notes" dat Pretorius se relaas (soos vermoedelik ook ander dokumente) „was certainly, penned by the hands of men more qualified than the actual narrators to give expression to their experiences, and were not written or printed for many years after the occurrences which they relate: but there is no suspicion as to their being genuine, and they emanate from those who had seen and borne a part in all that took place in the country[51]". Dit is waarskynlik dat Bird, wat reeds vroeg onder Britse bewind in Natal diens aanvaar het, uit persoonlike kennismaking met Pretorius spreek.[52] Sover ons kennis van Pretorius strek, was hy 'n boer wat maar baie seldé briewe of memories, selfs in Hollands, opgestel het. Op 3 September 1844 verklaar hy dat hy nie meer as „Volksrepresentant" sal dien nie en as rede gee hy o.a. „ik gevoel aan my-zelven dat ik de vereischte bekwaamheden daartoe niet bezit; want ik ben maar een eenvoudige boer die voor zoo iets niet opgebragt ben."[53] Hy was beslis nie Engels magtig genoeg om sy relaas daarin op te stel nie. Wat hy dus op een of ander tyd te vertel gehad het, moet dus deur 'n ander persoon of persone neergeskryf en vertaal gewees het. Hoe goed die vertaling gedoen is, weet ons nie. Of Pretorius in staat was om die akkuraatheid van die vertaling te kontroleer, weet ons ook nie. Die voetnote in sy „Narrative" verteenwoordig skynbaar aanvullings wat Pretorius self gemaak

van die Voortrekkerleier Karel Landman," *Historiese Studies*, IV, 1, Maart 1943, pp. 27–31.

50. Bird, *Annals*, I, pp. 231–235.

51. *Ibid.*, p. 10.

52. Die feit dat Bird geen bron van herkoms in sy *Annals* gee nie en dat Pretorius gedurende 1882 tot 1889 in Pietermaritzburg gewoon het, terwyl Bird besig was om sy groot dokumenteversameling te kompileer, dui daarop.

53. Breytenbach (red.), *Notule van die Natalse Volksraad*, p. 226. Vgl. verder die briewe van 26 Okt. en 7 Des. 1960 deur die Vrystaatse Argivaris aan skrywer hiervan gerig; asook deur die Natalse Argivaris, gedateer 2 Des. 1960.

het, geoordeel op grond van die laaste voetnoot op bladsy 235, waar die verteller in die voetnoot as 'n Voortrekker aan die woord is.[54]

Bird se bovermelde persoonlike opmerkings op bladsy 10 van sy „Introductory Notes" skyn te bevestig dat hy na alle waarskynlikheid nie self die „Narrative" op papier gebring het nie. In dieselfde rigting gaan 'n brief aan my deur die destydse Natalse Argivaris, mnr. W. B. van der Vyver: „Die Natalse Argief beskik in die Bird-versameling oor heelwat informasie wat deur Bird opgeteken is na aanleiding van persoonlike onderhoude wat hy met Natalse pioniers gevoer het, dog daar bestaan nie so 'n verslag oor W. J. Pretorius nie. Dit het my ook nie geluk om òf 'n kopie daarvan òf 'n verwysing daarna in hierdie Argief op te spoor nie." Mnr. Van der Vyver skryf verder: „Wat die oorspronklike ,Narrative of Willem Jurgens Pretorius (1834-1839)' betref, spyt dit my om u mee te deel dat ek na 'n deurtastende ondersoek nie daarin geslaag het om enige spore daarvan in hierdie kantoor te vind nie."[55] Die feit dat geen oorspronklike Hollandse of Engelse kopie van Pretorius se relaas êrens teruggevind kon word nie, maan ons tot versigtigheid i.v.m. die betroubaarheid van die teks. Met Bird betwyfel ons nie die egtheid daarvan nie; maar ons moet tog benadruk dat die gebrek aan kennis oor die omstandighede waaronder die herinneringe vertel, neergeskryf, vertaal, gekontroleer en verder versprei is totdat dit in Bird se hande gekom het en in sy *Annals* opgeneem is, 'n behoorlike kritiese ontleding van die teks bemoeilik. Wanneer die bovermelde foutiewe bewerings nog verder in ag geneem word, is dit duidelik dat dit as bron deur historici veels te hoog aangeslaan is.

Hierdie bedenkings word baie versterk as ten slotte ook nog bepaal kan word dat die „Narrative" eers sowat vyftig jaar na die beweerde uitstuur van die drie georganiseerde kommissies opgestel is. Uit 'n interne aanduiding in die stuk self kan dit bewys word. Pretorius vertel naamlik dat daar onder die liggame van die vermoordes wat saam met Retief gesterf het, ook aangetref is die liggaam „of the brother of my present wife, Pieter van den Berg[56]". Omdat dit bekend is dat Pretorius in Desember 1882 met Heyla Magdalena, gebore Van den Berg, getroud is, kon sy relaas, in sy bekende vorm, nie voor Desember 1882 opgestel (of vertel) gewees het nie; en *toe* was hy reeds 'n ou man van sowat 75 jaar.[57]

54. „Biggar was one of the few English residents near the harbour. One of his sons, with Ogle and others, had come to trade with the emigrants in February, just before the great massacre, and young Biggar was killed. The father sought to avenge his son's death, and had asked our permission to join the expedition that set out in the beginning of December." In die aanvulling aan die end van die teks op p. 237 is Pretorius weer aan die woord.

55. Brief gedateer 25 Okt. 1960. Vgl. ook die Natalse Argivaris se verdere brief, van 2 Nov. 1960, aan my: „ . . . . wil ek hiermee bevestig dat ek nie in staat was om 'n eiehandigopgestelde skrifstuk deur W. J. Pretorius in hierdie kantoor op te spoor nie."

56. Bird, *Annals*, I, p. 234.

57. Testament van W. J. Pretorius, 20/1889, 22 Des. 1883 (Meesterskantoor, Hooggeregshof, Pietermaritzburg); *De Natal Afrikaner*, 12 April 1889.

Gevolglik moet aanvaar word dat dieselfde soort vergissings wat meermale by ander bejaarde Trekkergetuies, wanneer hulle later op hul geheue moet staatmaak, aangetref word, ook in W. J. Pretorius se „Narrative" verwag moet word.[58] Bewerings wat net deur Pretorius gemaak word en nie ook deur ander bronne gestaaf kan word nie, kan dus glad nie as bewese aanvaar word nie. Alhoewel ons aan die ander kant ook nie die bestaan van georganiseerde verkenning deur middel van die drie kommissies finaal kan weerlê nie, skyn dit twyfelagtig te wees of die tot dusver bykans deur alle historici aanvaarde relaas wel 'n korrekte beskouing is. Dit is aanvegbaar dat grensboere op die vooraand van die Groot Trek formeel drie kommissies in drie rigtings sou uitgestuur het om 'n totaal onbekende binneland te verken. Soos in Hoofstuk VII aangetoon, was baie verkenning reeds gedoen en was heelwat inligting reeds beskikbaar.

Uit die kontroleerbare feite rakende verkenningstogte in die drie rigtings sal ons nuwe siening oor die finale fase van verkenning op die vooraand van die Groot Trek later duideliker gestel kan word. Eers word die karige feite i.s. togte na die noordweste en die noorde aangebied, daarna die welbekende Uys-kommissie na Natal behandel, en eindelik word met die somtotaal van ons kennis oor die beplande verkenning afgesluit.

Van die bestaan van 'n verkenningstog onder Johannes Andries Pretorius na die huidige Suidwes-Afrika weet ons slegs uit die „Narrative" van sy seun, Willem Jurgen. Laasgenoemde verklaar baie bondig dat hy self lid was van dié party. Van waar die geselskap afgereis het, wie die verdere lede daarvan was, langs watter roete hulle gegaan het en hoe lank hulle weggebly het, word nie vermeld nie. Ons kan met 'n redelike mate van sekerheid aanvaar dat hierdie verkenningstog wel plaasgevind het. Ander persoonlike besonderhede in W. J. Pretorius se „Narrative" aangebied, is gekontroleer en akkuraat bevind. So 'n lang tog moet op 'n jong man 'n diepe indruk gemaak het, sodat daar aanvaar moet word dat hy hom nie met die plaasvind daarvan sou vergis het nie.[59] Bowendien blyk uit ander, tydgenootlike bronne dat J. A. Pretorius en sy seun op die plaas *Brandfontein*, soos reeds vermeld, in die veldkornetskap Winterveld (baie naby die huidige dorp De Aar) van die toenmalige reuse-distrik Graaff-Reinet gewoon het.[60] Pretorius was dus goed geplaas om 'n tog na die noordweste te onderneem. Ons vermoed dat W. J. Pretorius se algemene verklaring aangaande al drie die kommissies, te wete dat hulle teen die einde

58. Dit is 'n kernprobleem i.v.m. die vroeë jare van die Groot Trek en 'n bron van talle feitefoute by 'n pioniergeskiedskrywer soos Preller. Vgl. voetnoot 7 hierbo.
59. Bird, *Annals*, I, pp. 230-231. Geen kontemporêre bron oor die latere Suidwes-Afrika meld so 'n verkenningstog nie.
60. Transfers and Mortgages, 15-19 Junie 1838, vol. 15, no. 116; Quitrent Book, Inl. Revenue, vol. 38, Colesberg, 1837-1918, folio 579, 1 Sept. 1837 (albei Kaapse Kantoor van Aktes).

van 1834 en vroeg in 1835 sou teruggekeer en hul verslae uitgebring het, in besonder op sy vader se kommissie betrekking het.[61] Uit die feit dat sy tweede dogter, Johanna Catharina, op 19 Augustus 1834 gebore, op 3 Mei 1835 gedoop is, kan afgelei word dat W. J. Pretorius betyds terug was om die doopsakrament by te woon.[62] By implikasie moet verder afgelei word dat die kommissie ongunstig oor die noordweste gerapporteer het.

Oor die verkenningstog onder ene Scholtz na Noord-Transvaal weet ons nog minder; en daar is weer net W. J. Pretorius se getuienis daarvoor. Soos vermeld, vertel hy dat dit na Soutpansberg gegaan het dieselfde tyd as die ander kommissies, en dat dit die familie van Coenraad de Buys daar aangetref het.[63] Daar word nie eens vermeld wat die leier se voorletters was nie, hoe, en uit welke distrik(te), sy groep saamgestel was nie, en met watter aanbevelings hulle teruggekeer het nie. Aangesien Pretorius se inligting so vaag is, is dit ook moeilik kontroleerbaar en derhalwe baie moeilik om finaal vas te stel of daar in 1834 werklik so 'n verkenningstog uitgegaan het.

Dit kon moontlik in sekere opsigte 'n soortgelyke tog gewees het as dié waarvan Sarel Cilliers, ook op hoë ouderdom, in sy sogenaamde „Joernaal" vertel: „Wij had een Commissie gedaan met 10 man, tot aan Vet, Sand en Valsch Revier, en vond die landstreek woest, zonder inwoners, wij maakte een Memorie op aan de Gofferneur van de Kaap, 72 namen onderteekend, door huishoudende Menschen, die geen grond had, het werd ons geweigerd."[64] Ongetwyfeld is daar op die vooraand van die Groot Trek heelwat onbekende verkenningstogte hoër op in die Transoranje en na Transvaal onderneem.[65] Nie net verkenning sou die motivering van sulke togte gewees het nie: ook tegelykertyd die skiet en vang van skaars wilde diere en veral die ivoorhandel met inboorlinge. En die begin van die Groot Trek sou nog glad nie die einde van verkenning beteken nie. Ofskoon hul vroue en kinders meegegaan het, kan Louis Tregardt en Hans van Rensburg se heel vroeë trekke tog ook in wyere sin as verkenningstogte in hierdie rigting beskou word: hulle was daarop uit om die hoëre noorde en sy verbindinge met die ooskus te bespied voor die hoofgolwe van die Groot Trek aangerol gekom het. In 1836 nog sou die welbekende kommissie onder Hendrik Potgieter met o.a. Sarel Cilliers en J. G. S. Bronkhorst na Soutpansberg en verder noord gaan.[66]

Verkenning op die vooraand van die Groot Trek na die noordweste en die noorde kan nie altyd direk in verband met die trekgedagte gebring word nie.

61. Bird, *Annals*, I, p. 231.
62. G.R. 3/12: Doop Boek, 1834–1837, 3 Mei 1835, p. 107 (K.K.A.).
63. Bird, *Annals*, I, p. 231.
64. Gerdener, *Sarel Cilliers*, p. 131.
65. Vgl. Hoofstuk VII. Gewoonlik laat 'n verkenningstog 'n spoor na as daar een of ander onreelmatigheid tydens die tog plaasgevind het waaroor verslag gedoen word. Wanneer daar 'n hofsaak volg, word daar verdere inligting beskikbaar gestel.
66. P. J. van der Merwe, *Nog verder noord*, Kaapstad, 1962.

Dit is ook waar van verkenning na Natal. Oor die Uys-kommissie na Natal is heelwat bekend, hoewel in 'n fragmentariese vorm. Kontemporêre amptelike en private stukke, met koerantberigte, maak dit moontlik om die buitengewoon groot getal herinnerings uit jare lank daarna met die oog op hul betroubaarheid te toets. Aangesien dit ook die belangrikste kommissie onder 'n later vername Voortrekkerleier in die vernaamste rigting was, moet waardevolle lig verwag word oor 'n moeilik peilbare sleutelgebeurtenis tydens die ontsluitingfase van die Groot Emigrasie.[67]

Die bewysbare feite van die kommissie na Natal is dat dit onder leiding van Pieter Lafras Uys, 'n 36-jarige boer uit die distrik Uitenhage, gestaan het.[68] Die geselskap is saamgestel uit sowat een-en-twintig Blankes, wat almal uit die suidelikste distrikte afkomstig was en van 'n gelyke getal Nie-Blankes vergesel was. Verreweg die meeste lede was woonagtig op die kusvlakte van Uitenhage, waar die veldkornetskap Onder-Boesmanrivier sterk verteenwoordig was; maar daar was ook die vername verkenner, J. H. (Hans Dons) de Lange, en enkele ander wat oorspronklik uit die distrik Albanie afkomstig was.[69]

'n Merkwaardige kenmerk van hierdie kommissie was dat die leier en drie lede, Jacobus Moolman, Petrus Lafras Moolman en Gerhardus Jacobus Rudolph, op 19 Julie 1834 formeel van goewerneur D'Urban verlof gevra het om die koloniale grense oor te steek „for a few weeks for the purpose of trafficking with the Bordering Nations . . ." Hulle onderneem „to conduct them-

67. Daar is nog geen stelselmatige, gedetailleerde studie van die Uys-kommissie onderneem nie. Soos hieronder blyk, moet uit talle, uiteenlopende, en mekaar dikwels weersprekende bronnefragmente, deur 'n nougesette kritiese ontleding, feite en motiewe gerekonstrueer word. Sommige vroeë geskiedskrywers was dikwels geneig om op grond van 'n beperkte seleksie van bronne (soms lank na die tyd opgestel) en met die uitsluiting van ander, weersprekende, bronne, hul relaas van dié kommissie op te stel. Latere skrywers het weer te geredelik hul voorgangers se feite en gevolgtrekkings aanvaar. As gevolg van hierdie en ander faktore kan vandag gesê word dat daar min sulke belangrike verskynsels in ons geskiedenis is waaroor ons so min sekerheid het as oor die motivering, die presiese verloop van sake tydens die halfjaar wat die tog geduur het, en die betekenis daarvan. Dit is 'n opvallende gaping in ons historiese kennis. In 'n poging om uit gebrekkige bronne die gaping aan te vul, is talle probleme teengekom, soos hieronder sal blyk.

68. Talle vername getuies bevestig dat Piet Uys die leier van die kommissie was. H. Cloete sê bv. in sy *Five Lectures on the Emigration of the Dutch Farmers* (Kaapstad, 1856): „a party headed by Piet Uys, Cobus Uys, Hans de Lange, Stephanus Maritz, and Gert Rudolph" het Natal rustig gaan verken (p. 62). Louis Jacobus Nel gee in sy herinneringe (soos deur dr. E. G. Jansen neergeskryf) die duidelike uitspraak dat die kommissie onder „leiding van Pieter Lafras Uys" uitgegaan het (*Uit die Voortrekkertyd*, Pretoria, 1939, p. 35). Van die belangrikste getuies is dit slegs Willem Jurgen Pretorius wat Piet Uys se naam heeltemal weglaat van sy „men of principal note" op die kommissie (Bird, *Annals*, I, p. 231).

69. Die identifikasie van hierdie persone lewer heelwat probleme op. Die laaste bewaarde Opgaafrolle (voor die Groot Trek) van Uitenhage (1826) en Albanie (1825) is nuttig, maar behoort aangevul te word deur die milisielyste in L.G. 55 (K.A.). Kyk verder in hierdie hoofstuk.

selves with propriety on their journey[70]." Toe die memorie na siviele kommissaris Van der Riet van Uitenhage en George verwys is vir 'n rapport oor die respektabelheid en werklike oogmerke van die applikante, het die amptenaar bevind dat die karakter en gedrag van die aansoekers sodanig is dat hy sonder aarseling kon aanbeveel dat die versoek toegestaan word. Oor die eintlike motiewe het hy nie kommentaar gelewer nie. Daar is egter nie verdere aandag aan gegee nie, want D'Urban het op 27 Augustus op grond van die siviele kommissaris se gunstige aanbeveling Uys en sy metgeselle se versoek toegestaan. Hierdie brief, deur Van der Riet aangestuur, het die geselskap eers in September bereik;[71] maar toe het hulle geen gras onder hulle voete laat groei nie. Die reënseisoen, met die vooruitsig van talle vol riviere in die Transkei en Natal, het reeds voor die deur gestaan. Op 8 September 1834 het Uys se geselskap na Natal vertrek.[72]

Natal word nooit as hul bestemming vermeld nie. Alhoewel dit vir die Britse owerheid duidelik moet gewees het dat volledige inligting oor die oogmerke van die geselskap nie voorsien is nie, is daar tog nie verder op ingegaan nie. Die merkwaardigste van alles is egter die feit dat, terwyl slegs vier persone aansoek gedoen het om verlof, daar soveel ander hulle by die geselskap aangesluit het. Hier is twee elemente van geheimhouding: ten eerste, dat daar gepoog word om die indruk te wek dat slegs 'n paar weke in Kafferland handel gedryf gaan word; ten tweede, dat verreweg die meeste van die lede van Uys se geselskap nie hul name opgee en ook nie formeel aansoek doen om te gaan nie.[73] Die geheimhouding was nie om dowe neute nie: iemand soos Hans de Lange (en moontlik ook sommige van die ander persone wat mee is) sou waarskynlik nie toestemming gekry het om op so 'n reis te gaan nie. Om verlof te vra vir 'n lang reis van baie maande (uiteindelik sou hulle sowat ses maande weg wees) deur sowat twintig Blanke mans en een Blanke vrou met 'n gelyke getal Nie-Blankes na die verre Natal sou 'n te groot risiko meegebring het dat die verlof geweier sou word; en wanneer dit eers geskied het, sou dit baie moeiliker wees om stilletjies weg te glip.

Dit sou nodig wees vir so 'n ekspedisie na Natal om formeel verlof te vra. Kort tevore was J. H. de Lange en sy metgesel W. P. Meyer nog voor die hof gedaag en beboet omdat hulle sonder toestemming Natal toe gegaan het.[74] Om Port Natal en op pad daarheen en terug sou die kommissielede Blanke

70. C.O. 3975: Memorials Received, U-Z, 1834, no. 2, P. L. Uys en andere aan D'Urban, 19 Julie 1834. Dit is deur O. G. Stockenstrom vir die aansoekers opgestel en onderteken (K.A.).

71. *Ibid.*, notas agter op die memorie; Uitenhage Argief 14/47: Reports on Memorials re Lands etc., 1831–1839, Uitenhage, 19 Julie 1834 (K.A.).

72. C.O. 2755: Uys se beëdigde verklaring van 5 Junie 1835 voor die Res.-Mag. van Uitenhage, bylae in no. 84, „Clerk of the Peace", Uitenhage, aan Militêre Sekretaris, 24 Junie 1835 (K.A.). In die verklaring is daar 'n duidelike verskrywing, 1835 vir 1834.

73. C.O. 3975: no. 2, P. L. Uys ens. aan D'Urban, 19 Julie 1834.

74. De Lange en W. P. Meyer het die vorige jaar verlof gevra om oorkant die koloniale

handelaars, jagters, sendelinge en ander reisigers ontmoet, sodat dáár geen sprake van geheimhouding sou kon wees nie. „Die handelwyse van die kommissielede", verklaar prof. Thom, „of hulle sou jag of wat hulle ook al doen, kon die Kaapse regering maklik ter ore kom, en hulle moes dus versigtig wees. Gevolglik besluit hulle om nie slegs te jag en te verken nie, maar veral ook om met die inboorlinge handel te dryf, sodat hulle vir 'n handelsekspedisie kon deurgaan en geregverdig sou wees om in kontak met die inboorlinge te tree."[75] Inderdaad sou die aankoms van die kommissie te Port Natal in *The Graham's Town Journal* van 6 Februarie 1835 gerapporteer word. Noodwendig moes die gereelde oorlandse en oorsese verbindinge tussen die Oosgrensdistrikte en Port Natal meebring dat ook mondelinge nuus oor die kommissie die Kolonie sou bereik.[76]

Dat Piet Uys die leiding van die kommissie op hom geneem het, het die suksesvolle beplanning daarvan verseker. Hy was uit 'n vooraanstaande en progressiewe familie. Sy vader, Jacobus Johannes Uys, was tien jaar tevore reeds die vernaamste merinoskaapboer van sy wyk en was nou 'n gesiene ouderling in die gemeente Uitenhage.[77] As dapper krygsman en bekende teler van goeie perde was die energieke, ondernemende Piet Uys self op uitstekende voet met baie Britse offisiere en beamptes.[78] Sy oudste seun, Jacobus Johannes, vertel in latere jare dat sy vader ook gehad het „veel vrienden onder de Engelschen, en vooral onder die militairen, die niet doortrokken waren van Philippynsche gezindheid".[79] Omtrent dieselfde tyd het Uys ook met die Goewerneur in verbinding getree. Dit is dus verstaanbaar dat Uys as goed aangeskrewe persoon sonder moeite amptelike goedkeuring vir sy verkenningstog verkry het.

As uitgesproke individualis wat die belange van sy Uitenhaagse beesboere

grens te gaan handel drywe, en toe dit geweier is en hul tog gegaan het, is hulle voor die hof gedaag „for going beyond the boundary without a Pass". Daarop is hulle elk met £5 beboet en die Britse regering het geweier om die boete kwyt te skeld of te verminder. Kyk C.O. 3964: Memorials, 1833, no. 89, De Lange en Meyer aan waarnemende Goewerneur, 9 Aug. 1833 (albei K.A.).

75. *G.M.*, p. 78.

76. Die Grahamstadse en Port Elizabethse handelaars het selfs 'n pad langs moeilike dele van die Transkeise kus gebou om verkeer met Port Natal te kan onderhou.

77. J. 374: Opgaafrolle Uitenhage, 1826, veldkornetskap Gamtoosrivier (K.A.); Muller, „Die Arrestasie van mev. Piet Uys op Sondag, 25 Okt. 1835", in *Historia*, XVII, 4, Des. 1972; Uitenhage 1/1: Kerkraadsnotule, 1817–1842, pp. 154, 156, 158 en 160 vlg. (K.K.A.). Vgl. ook Thom, *Die Geloftekerk*, p. 101.

78. C.O. 3967: no. 81, P. L. Uys aan Wade, ontvang op 25 Okt. 1833 (K.A.). Sir J. S. Alexander, wat saam met Uys aan die Sesde Oosgrensoorlog deelgeneem het, beskryf Uys as „a fine specimen of the manly character" (*Excursions in Western Africa*, II, 2de ed., Londen, 1840, p. 42). Vgl. verder Godlonton, *A Narrative of the Irruption of the Kaffir Hordes*, Faksimilee-herdruk, Kaapstad, 1965, p. 223.

79. J. J. Uys, de oude, aan redaksie, gedateer Blinkwater, 14 Aug. 1879, in *The Friend of the Free State*, 4 Sept. 1879.

voorop stel, sou Piet Uys glad nie geredelik instruksies van ander grensboerleiers aanvaar om, ooreenkomstig 'n patroon deur hulle uitgewerk, Natal te gaan verken nie.[80] Soos hierbo aangetoon, berus so 'n bewering aangaande die Natalse kommissie as deel van 'n breedbeplande skema slegs op gesag van die herinnering van Willem Jurgen Pretorius, vyftig jaar later aangeteken onder onsekere omstandighede. Inderdaad vergeet Pretorius die kardinale punt dat Piet Uys self die leier was van die Uys-kommissie. Alhoewel Pretorius se bewering, weens die skerm van geheimhouding en die verlies van talle belangrike dokumente, nouliks finaal weerlê kan word, moet dit, sonder bevestiging deur minstens 'n ander *selfstandige* getuie, as nie bewese beskou word. Piet Uys se bovermelde seun Jacobus vertel in 1879 dat, toe die griewe onder die grensboere begin oplaai het, sy vader sou gesê het: „Ek weet niet wat van's lands zaken zal worden; ik zal ryden om te zien of ik geen land kan vinden dat goed is voor my en myn nageslacht en landgenoten, en zoo ik dit niet vind ga ik naar Amerika, want die verdrukking wordt te zwaar."[81] Sy belangstelling in die Verenigde State van Amerika is 'n volkome individualistiese benadering wat by geen ander Trekkerleier aangetref word nie. Sowat drie jaar later sou Uys weer sy kennis van, en simpatieke gesindheid jeens, die Verenigde State openbaar toe hy op 14 Augustus 1837 aan die Caledonrivier as leier die resolusies van 'n groot groep Trekkers eerste onderskryf: „We purpose to establish our settlement on the same principles of liberty as those adopted by the United States of America . . ."[82] Dat dit beesboere van die Kaapkolonie se suidelike kusvlakte was wat Piet Uys na die Natalse subtropiese kusvlakte gelei het, dui verder daarop dat plaaslike inisiatief 'n vername rol gespeel het;[83] en die inisiatief en leiding het, sover vasgestel kan word, van Uys self uitgegaan. Daar bestaan verskeie kontemporêre aanduidings (waaroor meer later) dat Piet Uys hoegenaamd nie in Gert Maritz se gees van „Net die dood sal my terughou!" en die opstandige gees wat dit ingehou het, getrek het nie.[84]

Op die getuienis voor ons skyn dit dus onwaarskynlik dat die groot verkenningstog wat Piet Uys in September 1834 na Natal gelei het, met swaarbelaaide ossewaens vol voorrade vir die handel, die jag en, by uitnemendheid, die verkenning oor sowat ses maande, op Gert Maritz of iemand anders se instruksies sou gehandel het. Lede van Uys se geselskap, soos Johannes Stephanus Maritz, die oudste broer van Gert Maritz, en Gert Rudolph, die neef van Gert Maritz, kon natuurlik direk met laasgenoemde, of ander grensboerleiers, geskakel het.[85] Uit die distrikte Graaff-Reinet en Somerset(-Oos) word egter nie 'n en-

80. Dié karaktertrek is waarneembaar by Piet Uys as Voortrekkerleier. Kyk ook later in hierdie hoofstuk.
81. *The Friend*, 4 Sept. 1879.
82. Aangehaal deur Theal in *Willem Adriaan van der Stel and other Historical Sketches*, p. 285.
83. Vgl. Muller, „Veertig jaar uit die lewe van die Voortrekkerleier Karel Landman", in *Hist. Studies*, Maart 1943, IV, 1, pp. 18 en 31.
84. Thom, *G.M.*, p. 74.

kele verteenwoordiger onder die lede van die Uys-kommissie aangetref nie – en baie min uit Albanie. Uys se verkenningsgroep bestaan grotendeels uit vername beesboere uit die belangrike Uitenhaagse distrik se kuswyke, Onder-Boesmansrivier en die Tsitsikamma; en uit die sterkste en mees oostelike veldkornetskap – Piet Uys se eie veldkornetskap nog in 1834 – gaan verreweg die meeste lede.

Die presiese samestelling van die hele Uys-kommissie poseer talle, skynbaar onoplosbare, probleme.[86] Dat die vier persone wat verlof gevra het om te gaan, wel gegaan het, kan uit bevestigende tydgenootlike bronne bewys word. Oor Piet Uys self bestaan daar natuurlik geen twyfel nie. Hy het in 1835 nog in 'n beëdigde verklaring te Uitenhage bevestig dat hy in Junie en Julie 1834 tesame met Jacobus Moolman, Petrus Lafras Moolman en Gerhardus Jacobus Rudolph 'n memorie aan die Goewerneur voorgelê het waarin verlof gevra is om die koloniale grense oor te steek om met die inboorlinge handel te dryf; toestemming is in September ontvang. Dan voeg hy by: „We proceeded to Natal on the 8th September 1835 ('n duidelike verskrywing vir 1834), and in the month of March last, we all returned to the Colony. . . ."[87] Met die uitsondering van Jacobus Moolman, skyn alle lede van dié groepie toe in die wyk Onder-Boesmansrivier te gewoon het. In sy verlieslys van die Sesde Oosgrensoorlog verklaar Piet Uys dat hy 'n geruime tyd reeds grond op die Boesmansrivier bewoon het en dat dit sy woonplek was toe die Xhosa-inval plaasgevind het.[88] Gert Rudolph, die latere Voortrekkerkommandant, het toe juis nóu met Piet Uys geskakel. Uys en Rudolph het as grensboere saam op Rudolph se plaas *Rietvlei* in die Onder-Boesmansrivier gewoon. Volgens *The South African Commercial Advertiser* van 2 Augustus 1837 het Rudolph en Piet Uys daar gewoon „as Frontier Boers, devoted to mere grazing, with occasional hunting expeditions, commonly live: - No garden; no enclosures; a small mud hut, without windows or chimney, the door serving for both; and a mud floor. And even this wretched hovel was built by one of their wives during the absence of Roedolff and Uys on an expedition of observation, or to hunt Elephants at Port Natal". Rudolph het sy plaas reeds in 1836 verkoop en, in teenstelling met sy meer terughoudende broer, Johan Bernard (die latere weesheer in die Republiek Natalia en vader van die bekende Aletta Oosthuizen, gebore Rudolph), vroeg met sy broer Andries onder Gert Maritz die Kolonie verlaat. Die Rudolphs se moeder was 'n suster van Maritz se moeder.[89] Dit is duidelik dat

85. *Ibid.*, p. 77.
86. Dit is deel van die problematiek wat eie is aan die Uys-kommissie as geheel. Omdat daar nie genoeg betroubare bronne bewaar gebly het nie, kan (soos hieronder aangetoon sal word) nie met sekerheid bepaal word wie almal meegegaan het nie.
87. C.O. 2755: Uys se verklaring van 5 Junie 1835, bylae in no. 84, „Clerk of the Peace", Uitenhage, aan Militêre Sekretaris, 24 Junie 1835 (K.A.).
88. L.G. 55: Milisielyste, Uitenhage, Onder-Boesmansrivier, p. 150, no. 33 en p. 152, no. 83; L.G. 38: Memorials re War losses, 1835, no. 277, pp. 128–130 (albei K.A.).
89. Transfers and Mortgages, 24–31 Julie 1838, vol. no. 209. Daaruit blyk dat G. J.

kommissieleier Piet Uys en die vurige grensboer Gert Rudolph in noue assosiasie met mekaar in die ruie boswêreld van die Olifantshoek gewoon het. Olifantshoek het die eintlike kern gevorm van die enorme wyk Onder-Boesmansrivier waaroor die welskrywende Carel Valentyn Buchner reeds jare lank as veldkornet 'n wakende oog gehou het. Uit die Olifantshoek, waar 'n sterk konsentrasie beesboere op die Oosgrens se suidflank langs die see gewoon het, het Piet Uys dan die kern van sy verkenningsgeselskap gehaal. Dat dit juis dié beesboere sou wees wat te midde van toenemende onrus en ontevredenheid intens in die (volgens alle kontemporêre berigte) besonder aantreklike kusvlakte om Port Natal sou belang stel, is heel begryplik.[90]

Piet Uys het ook intieme skakels gehad met die ietwat veiliger westelike kuswyke van die distrik Uitenhage. Dit was die streke langs die Benede-Gamtoosrivier en -Krommerivier waar sy vader, die bekende ouderling en vooruitstrewende boer Jacobus Uys, op die plaas *Brakfontein* gewoon het. Op en digby *Brakfontein* het Jacobus Uys se uitgebreide familie gewoon, waarheen Piet Uys se vrou tydens sy afwesigheid in Natal en gedurende die Sesde Oosgrensoorlog kon verhuis. Nie alleen het die broers van Piet Uys toe daar geboer nie; maar ook baie lede van die groot familie Moolman, wat noue bande met die Uys-familie gehad het en vlak by Jacobus Uys gewoon het.[91] Dit is daar dat Jacobus Moolman hom op die plaas *Zeekoerivier*, net oos van *Brakfontein*, en wes van die Gamtoosriviermond, met sy vrou en agt kinders bevind het. Hy sou net voor Piet Uys van daar trek en die Uys-trek in die Koenap of verder noord inwag.[92] In die wyk Gamtoosrivier het daar minstens drie Piet Moolmans gewoon, onder andere Petrus Lafras Moolman, Wesselseun. Die Petrus Lafras Moolman wat Piet Uys op sy verkenningstog vergesel het, was sy kleinneef en het hom ook in die vooruitgeskowe Olifantshoek gevestig. Daar is sy plaas aan die mond van die Boesmansrivier (terwyl hy in Natal was) op Kersdag van 1834 deur die Xhosas oorval. Hy was die enigste bekende lid van die Uys-kommissie wat in sy lys van verliese in die Oorlog gely, verklaar het dat hy tydens die aanval op sy plaas afwesig was in Natal.[93]

Rudolph op 16 April 1836 sy eiendomme op 'n openbare vendusie verkoop het. Kyk ook *Vm.*, III, p. 119 vlg. en Thom, *G.M.*, p. 94.

90. Vgl. Muller, „Veertig jaar," pp. 18 en 27–31.
91. Muller, „Die Arrestasie van mev. Piet Uys op Sondag, 25 Oktober 1835", in *Historia*, XVII, 4, Des. 1972.
92. L.G. 278: no. 69, Siviele Kom. Uitenhage aan Hudson, 5 April 1837, bylae veldkornet T. J. Ferreira aan S. Kom. Uitenhage, 8 April 1837, p. 8 en J. 374: Opgaafrolle, Uitenhage, 1826, Gamtoosrivier, no. 34 (K.A.); Moolman-Versameling, Voortrekker-periode M, 13/8/4 en 13/3/15 (N.S.A.); L.G. 379: Verklaring deur Jeptha, ingeboekte arbeider van J. Moolman voor P. McRosty, Grahamstad, 29 Junie 1837 en op dieselfde datum aan die waarnemende Sekretaris van die Luit.-Goewr. deurgestuur, p. 33 vlg. (K.A.).
93. J. 374: Wyk Gamtoosrivier, nos. 40, 68 en 69; L.G. 30: Memorials re War Losses, 1835, no. 85. Sy verliese soos opgegee was swaar: Rds. 2810 (£210–15s) (K.A.)

Dit is 'n eienaardigheid van die Uys-kommissie dat verreweg die meeste van sy lede nie verlof gevra het om die koloniale grense oor te steek nie, maar volgens sterk getuienis tog Natal besoek het. Nieteenstaande die wette daarteen, het hulle, weens 'n besondere sameloop van omstandighede, daarin geslaag om geregtelike vervolging te ontduik. Dat hulle in oorlogstyd met groot oorleg langs 'n ompad na die Kolonie teruggekeer het, het daartoe bygedra. Hulle het bes moontlik in aparte klein groepies, of as enkelinge, noordooswaarts vanuit die suide beweeg en in Gcalekaland, of dieper die Transkei in, by mekaar aangesluit om hulle onder Piet Uys se algemene leiding te plaas.[94] Dat hulle by Louis Tregardt in Gcalekaland langs gegaan het, selfs sonder dat Tregardt of van sy familielede meegegaan het, kan dui op 'n indirekte skakeling met die voorste Voortrekker wat toe ook intens in die Natalse landstreek belang gestel het.[95] Een ding is egter duidelik, en dit is dat waar die pad na Port Natal 'n moeilike en gevaarlike weg was, daar 'n ervare en bekwame gids moes meegaan. In wilde Kafferland was 'n gewelddadige dood nie ongewoon nie.[96] 'n Beter gids as Hans (Dons) de Lange, die onverskrokke jagter en ontdekker van die Suid-Afrikaanse noordelike binnelande in talle rigtings, kon nie gevind word nie. Hans de Lange was juis toe met sy vader en broers digteby Louis Tregardt in Gcalekaland gevestig.[97] Soos hierbo gemeld, het De Lange met ene Piet Meyer in November 1832 na Port Natal op 'n jag- en handelstog gegaan en is hulle met hul terugkeer die volgende jaar beboet vir die oorsteek van die koloniale grens sonder verlof.[98] Omdat De Lange nou reeds oorkant die noordoostelike koloniale grens gevestig was, sou hy sonder gevaar as gids van die Uys-kommissie kon optree. Hans de Lange van die distrik Albanie het dan 'n vername groepie saamgestel uit boere wat in Gcalekaland digby Louis Tregardt gevestig was. Volgens oorlewering het 'n Piet en 'n Michiel Meyer

94. Daar word tot 21 name van Blankes opgegee as lede. Oor verreweg die meeste name is daar eenstemmigheid. Vgl. o.a. (Kit) Bird Papers, vol. II, brief deur J. J. Uys, W.-seun, aan redakteur van *De Natal Afrikaner*, 16 April 1897, pp. 128–130 (N.S.A.); Preller Vers., 99/1, no. 234, Uys-familie, no. 35 (T.S.A.); brief J. C. Vermaak, Dundee, Natal, 26 Feb. 1920; lys van lede van Uys-kommissie deur mnr. N. J. Vermaak van Dundee ('n kleinseun van C. T. Vermaak, lid van die kommissie) aan my persoonlik verskaf; *Vm., I*, pp. 275–276; L. J. Nel, *Uit die Voortrekkertyd*, pp. 35–37.
95. Vgl. Bylae no. XI hier agter.
96. Agter Xhosaland het die *Difaqane* jare lank reeds groot beroeringe veroorsaak en dit was bekend dat gewapende bendes nog daar rondgeswerf het. Dit was ook bekend dat Blanke handelaars en jagters daar vermoor is.
97. Vgl. Hoofstuk IX. Die besonder avontuurlike vroeë loopbaan van Hans de Lange kan nog intensiewer nagevors word (kyk Hoofstuk VII vir sy verkenningsrol op die vooraand van die Groot Trek).
98. C.O. 3964: no. 89, 9 Aug. 1833; P. Ffolliott en R. Liversidge, *Ludwig Krebs*, Kaapstad, 1971, p. 78. Krebs sê: „I gave them large orders for antelope, birds and insects, and provided them with all the necessary, for which I had naturally to pay." Dan meld Krebs 'n foutiewe berig dat hulle met hul Hottentotte vermoor sou gewees het. Vgl. Krebs se brief van Nov. 1833 aan 'n familielid in Duitsland geskryf (*ibid.*, pp. 76–78).

(vermoedelik uit die distrik Albanie) met die Uys-kommissie meegegaan. Dit kon beteken het dat Hans de Lange weer 'n lid van sy vorige geselskappie saamgeneem het. Adriaan de Lange, vermoedelik die vyftien-jarige seun van Hans de Lange, word ook deur oorlewering as lid van die verkenningsgeselskap aangegee.[99]

Dit staan vas dat Evert Frederik Potgieter, 'n buurman van Karel Landman in Olifantshoek, wat in 1838 sy bekende sertifikaat sou heg aan die Retief-Dingane-traktaat, en ook Volksraadslid in Natal sou word, wel 'n lid van die Uys-kommissie was. In 1852 het hy naamlik voor die „Natal Native Commission" verklaar dat hy in 1834 die eerste keer Natal besoek het, en dan vertel hy kortliks wat hy daar gesien het.[100] Nog 'n Olifantshoeker, wat volgens oorlewering as lid van die Uys-kommissie genoem word, is Johannes Stephanus Maritz, 'n ouer broer van Gert Maritz. Volgens prof. H. B. Thom dui sy teenwoordigheid op die kommissie die verband aan tussen die vroeë Voortrekkerleier Gert Maritz en die Uys-kommissie. Stephanus Maritz (soos hy bekend was) was 'n vername grensboer, wat later voorsitter van die Natalse Volksraad sou word. Saam met hom sou sy seun Salomon Maritz gegaan het.[101] Nog persone wat uit die wyk Onder-Boesmansrivier, volgens oorlewering, vir Piet Uys vergesel het, was Cornelis Tobias Vermaak (een van minstens drie Cornelis Vermaaks wat daar gewoon het) en Gert Knoetse.[102]

Uit die wyk Tsitsikamma, waar Piet Uys se vader gewoon het, het waarskynlik nog verdere ondersteuning vir die Uys-kommissie gekom. Van daar het sy jonger broer, die sowat 34-jarige Jacobus Johannes, meegegaan; tesame met Piet Uys se jongste broer, Johannes Zacharias, skaars vyftien jaar oud. Die enigste Blanke vrou wat die kommissie vergesel het, was Geertruida Johanna Uys, gebore Human, Jacobus Uys se eggenote.[103] Twee van Piet Uys se broers (en selfs een se vrou) het Piet Uys dus in Natal gaan ondersteun. Heelwat

99. Kyk *Vm.*, I, pp. 275–276 en die ander bronne onder voetnoot 94 vermeld.

100. Die getuienis van E. F. Potgieter berus in handskrif in S.N.A., II/1/3, no. (N.S.A.) en is gedruk op p. 20 van die Natalse Kommissie se verslag waarin hy verklaar: „I also found in 1834, when I first visited this country, that there were English people residing in the vicinity of the Bay . . . Messrs. Fynn, Ogle, and Richard King . . . I think the number (naturelle) seen by me in 1834, might have been between 2,000 and 3,000 souls. But at that time I was not inland to where Ladysmith now is; I did not go further than the Tugela on the coast." Kyk verder Muller, „Veertig jaar", pp. 17 en 18.

101. *Vm.*, I, pp. 275–276; Thom, *G.M.*, p. 77.

102. Lys van mnr. N. J. Vermaak, van Dundee, C. T. Vermaak se kleinseun, aan my verskaf. *Vm.*, I, pp. 275–276. Vermaak word dikwels foutiewelik as C. F. Vermaak aangegee. Vgl. J. 374: Opgaafrolle, Onder-Boesmansrivier, 1826.

103. Preller Vers., 99/1, no. 234, Uys-familie, no. 43 (T.S.A.); J. J. Uys het op 29 Maart 1823 met Geertruyda Johanna Human getrou (Uitenhage 6/1: Huweliks Register, 1818–1832, p. 89, K.K.A.); L.G. 278: no. 69, 5 April 1837, bylae T. J. Ferreira aan Van der Riet, 8 April 1837, p. 8 (K.A.); Muller, „Die Arrestasie van mev. Piet Uys op Sondag, 25 Oktober 1835", in *Historia*, XVII, 4, Des. 1972.

verdere familielede wat aan die groot Uys-familie verwant was, het sy kommissie vergesel. Hoewel verskillende oorlewerings uiteenlopende gegewens verskaf, skyn dit asof daar altesame twintig Blanke mans en een Blanke vrou was, met ongeveer 'n gelyke getal gekleurde bediendes en met minstens 14, maar moontlik 16 ossewaens met heelwat voorrade en handelsware. Veral Piet Uys het 'n aantal goeie ryperde meegeneem; en noodwendig moet 'n aansienlike aantal trekosse (ook as reserwes) meegegaan het.[104]

Wat was die presiese doelstelling van die groot geselskap wat onder Piet Uys se leiding hoofsaaklik uit die suidelike wyke van die distrik Uitenhage, uit die distrik Albanie, en uit Gcalekaland in die lente van 1834 na Natal op reis gegaan het? Die 36-jarige, ondernemende Piet Uys was reeds in baie opsigte ontevrede met toestande in die Kolonie. As beesboer en perdeteler in die distrik Uitenhage en deelnemer aan perderesies op die dorpe Uitenhage en Grahamstad, het hy rusteloos begin word. Hy het reeds 'n lang ent op die suidelike kusvlakte ooswaarts beweeg – vanaf die distrik Swellendam, die Tsitsikamma-wyk tot die vooruitgeskowe Onder-Boesmansrivier-wyk van die distrik Uitenhage. Noudat soveel vertel is oor die landstreek om Port Natal, wou hy met 'n groot sprong persoonlik gaan kyk hoe dié land en sy mense werklik was. Hy wou allereers vasstel of Kaapse grensbewoners in Natal plase sou kon bekom waarop suksesvol in redelike veiligheid geboer kon word. Oor Dingane is heelwat verneem en daar was reeds sprake van 'n Britse anneksasie van Port Natal. Soos alle grensboere, was Piet Uys lief om vreemde wildsoorte en groter troppe wild in nuwe jagvelde te gaan soek. Hy was ook bewus van die winsgewende handelsverkeer wat daar met die inboorlinge gedryf kon word. So 'n tog deur Kafferland sou dus 'n besonder aantreklike onderneming wees.[105] Heelwat van Uys se familie en vriende sou gretig wees om dit mee te maak. Aangesien Uys op goeie voet met Britse offisiere en beamptes verkeer het, sou hy die aange-

104. Uit die getal Blankes wat meegegaan het, kan reeds 'n skatting van die aantal waens gemaak word (vgl. voetnoot 94). Op die uitreis van die kommissie rapporteer kaptein A. B. Armstrong aan siviele kommissaris D. Campbell op 9 November 1834 van die Klipplaat-sendingstasie dat drie waens geprobeer het om hulle by die voorste 12 aan te sluit (Ay. 8/85: Misc. Letts. Rec., 1834, ongenommer). Nadat die kommissie reeds 'n paar maande in Natal was, deel die handelaar J. Bertram aan *The Graham's Town Journal* van 6 Februarie 1835, in 'n brief gedateer 16 Desember 1835, mee dat 16 Boerewaens, begelei van veertig skuts, daar aangekom het.

105. Die probleem is dat ons nie oor kontemporêre private dokumente beskik wat lig werp op Piet Uys se eintlike motiewe nie. Dit is ook moeilik om die presiese chronologie van Piet Uys se griewende reaksies op publieke en private sake te bepaal. Van Natal het hy die vorige paar jaar soveel gehoor en gelees dat hy persoonlik ondersoek wou instel. Kyk o.a. J. J. Uys (sy seun) aan redaksie van *The Friend*, geskryf te Blinkwater, 14 Augustus 1879, in *The Friend of the Free State*, 4 September 1879 (vgl. G.S. 1267: J. J. Uys aan pres. J. N. Boshof, Blinkwater, 9 Maart 1858, ongenommer, V.S.A.); en P. L. Uys se eie kort beëdigde verklaring van 5 Junie 1835, C.O. 2755: bylae in no. 84, Uitenhage, 24 Junie 1835 (K.A.).

wese leier wees om die Owerheid te nader. Hy kies drie ander Afrikanerboere – almal uit die distrik Uitenhage – wat ook 'n onbesproke agtergrond het. Teen hulle kan niks ingebring word nie.[106] Maar die onderneming word veel wyer beplan: Hans de Lange word betrek en Louis Tregardt ingelig. Dit skakel tewens met Gert Maritz, wat die trekgedagte begin deurdink het.[107] Hoewel nog nie bekeer tot die trekgedagte nie, sou ook Piet Retief lewendig belang stel in alle eerstehandse verslae wat Afrikanergrensboere kon terugbring van die dunbevolkte landstreek om Port Natal waaroor reeds soveel in koerante en tydskrifte verskyn het, en waaroor soveel gerugte versprei is. Waar Retief en sy stiefseuns kort tevore in die noordelike binneland as nuwe Vaderland 'n aktiewe belangstelling getoon het, sou hulle vanselfsprekend belang stel in Natal, 'n natuurlike uitbreidingsfeer van die noordooswaarts-bewegende Kaapkolonie. Retief het Louis Tregardt so goed geken dat hy hom kort tevore as veldkornet by die Britse owerheid aanbeveel het. Ook met die Meyers van Albanie en Somerset was Retief vertroud.[108] Of Retief van die onderneming van Uys na Natal geweet het, is nie bekend nie. Dit is egter duidelik dat Uys op sy pad na Tregardt in Gcalekaland bes moontlik deur Retief se wêreld moet gegaan het.

Daar het egter geen besliste bewys bewaar gebly dat die kommissie wat Piet Uys in September 1834 na Natal gelei het, deel was van 'n groot opgesette, fynbeplande verkenningskema onder opdrag van latere Voortrekkerleiers georganiseer en uitgevoer nie. Dat dit 'n belangrike verkenningstog was waarvan lede se verslae gretig aangehoor is, moet aanvaar word. Dat dit die verkenningstog was wat, met sy gunstige verslae, op die vooraand van die Groot Trek die grootste uitwerking op die massa-emigrasie gehad het, staan vas. Dit het finaal bevestig dat die grotendeels ontvolkte Natal met sy goeie hawe 'n uitnemende nuwe vaderland sou wees. Die feit dat verreweg die meeste van die Voortrekkerleiers later Natal gekies het, het nie noodwendig beteken dat hulle die Uys-kommissie daarheen georganiseer het nie. Bewerings dat dit geskied het, dateer gewoonlik uit jare ná die Groot Trek, toe deelnemers aan die beweging die vertel van hulle herinneringe gepaar het met pogings tot eie geskiedskrywing; en hulle dus probeer sin gee het aan die roerende gebeure uit vervloë dae. Daar is gepoog om oorsake en gevolge te ontleed, dikwels sonder om die korrekte chronologiese volgorde van gebeure aan te gee. 'n Verdere vertroebelende faktor was vertolking in terme van partyskappe (wat soms hewig onder die Voortrekkers gewoed het) en in terme van familietrots, wat dikwels aan partyskappe verwant was.[109]

106. C.O. 3975: Memorials, no. 2, Uys en andere aan D'Urban, 19 Julie 1834 en amptelike notas.
107. Kyk o.a. Ay. 8/85: Oorspronklike, ongenommer, Tregardt aan Campbell, Indwerivier, 4 Nov. 1834; Thom, *G.M.*, pp. 77–80.
108. Franken, *P.R.*, p. 291.
109. Bird, *Annals*, I, pp. 230–231; *Vm.*, I, pp. 275–285 en 296. Hieronder word veral

Vandag is dit dus uiters moeilik om die hele voorgeskiedenis van die geselskap van sowat 40 persone wat onder die algemene toesig van die Uitenhaagse beesboer Piet Uys in die lente van 1834 deur die binneland van Kafferland gereis het, te rekonstrueer. Luister hoe die Volksraadslede van die Republiek Natalia (waaronder Willem Jurgen Pretorius, Evert Frederik Potgieter en Karel Pieter Landman) op 25 April 1842 hierdie deel van die verhaal van hul Groot Emigrasie aan die Koning van die Nederlande vertel het:

„Om deeze en veele andere grieven die een aanzienlyk boekdeel zouden opvullen indien dezelve met alle byzonderheden vermeld wierden werd de last voor de Hollandsche Zuid Afrikanen ondragelyk, doordien zy niet alleen in hunne tydelyke vooruitzigten en ondernemingen zich aan alle zijden bekneld vonden, maar ook hun nationnaal caracter geheel en al daarenboven geschonden en bevlekte werd. Aan opstand tegen hunne regeering konde zy niet denken, dit streed tegen hunne belydenis als Christenen, er was voor hun door Gods goedheid een deur geopend, die naar hun inzien te gelyk strekken konde om eene gewenschte uitkomst voor hun zelve te verleenen, en tevens eene weg te baanen, om de beschaving van de voorheen ontoegankelyke woeste volksstammen van Zuid Afrika te bevorderen. Eenige onzer landgenooten had den door togten en landreizen in de binnelanden, dat is ten Oosten en Noord Oosten van de Kolonie, grooten streeken ontvolkt, en onbewoond land gevonden, die zoo door deszelfs onbewoondheid als vruchtbaarheid, en gezondheid van water en klimaat, uitlokkend waren voor de landbouwer." Die vroeë geskiedenis van die Voortrekkers word vertel totdat Moselikatse verslaan en verdryf is. Dan word voortgegaan: „Wy vervolgde voorts onzen uittogt tot aan den Zuikerbosch rand omtrent 300 Engelsche mylen ten N. Oosten van Natal. Intusschen deed nu wylen den Heer P. Retief, onzen Gouverneur, eene togt om het land te bezien tot aan de Haven van Natal en vond hetzelve geheel ontvolkt met uitzondering van den omtrek van dien Haven, alwaar er zich in het woud aan zwarte inwoonderen omtrent 3000 zielen bevonden benevens omtrent twintig Engelschen, met zeer weinige uitzonderingen van het gemeenste volk, die om den yvoor handel, aldaar reeds eenige jaren hadden gewoond, en zich met de Naturellen hadden vermengd. Van daar ondernam den Heer P. Retief, eene expeditie naar den Zoola Koning Dingan door wien hy op het minzaamst wierd ontvangen, het land dat toen woest en bykans geheel ontvolkt lag van de Tugala rivier tot aan de Umsimvoobo of St. Jans rivier was door Dingan en zyn voorzaad Chaka veroverd geworden. Om dat land verzocht den Heer Retief aan Dingan en verklaarde zich gereed en geneegen om met hem Dingan in de naauwste termen van vriendschappelyke verstandhouding te verkeeren."[110]

i.v.m. Uys se verhouding tot Dingane aandag gegee aan herinneringe wat sterk partyskappe weerspieël.

110. J. H. Breytenbach (red.), *Notule van die Natalse Volksraad*, p. 401. 'n Gedeelte van die uittreksel is reeds aan die begin van hierdie hoofstuk aangehaal. Vgl. ook die

In dié algemene geskiedenis van die ontplooiing van die Groot Trek, deur kenners van die gebeure slegs sewe jaar na die terugkeer van Uys se verkenningsgeselskap in die openbaar opgestel, is daar geen direkte of selfs indirekte verwysing na 'n groot opgesette, fynbeplande verkenning van Natal onder opdrag van Voortrekkerleiers nie. Heeltemal in ooreenstemming met kontemporêre getuienis word vermeld dat enige van hul landgenote deur „togten en landreizen" in die binnelande ooswaarts en noordooswaarts groot onbewoonde en aantreklike streke vir die boer gevind het.[111] Merkwaardig in ooreenstemming ook met Piet Uys se motivering van sy buitekoloniale bedrywighede, verklaar die volksraadslede dat hulle verlang het om 'n weg te baan om die beskawing van die voorheen ontoeganklike woeste Suid-Afrikaanse stamme te bevorder. Uys se beëdigde verklaring van 1835 te Uitenhage afgelê, lui soos volg: „I swear as I shall answer in the day of Judgment – that our Party never expressed an unfriendly feeling towards the Government, nor was it our intention to return to Natal; it is true, I have on more than one occasion said that if the British Government would take posession of that Country, I would have no objection to go and reside there provided I could form a large party; *my intention* [*being*] *solely to assist in civilizing the Savages.*"[112] Uit ander elemente van hierdie beëdigde verklaring deur Piet Uys net na sy terugkeer uit Natal, skyn dit asof die verkenningsleier hom as 'n potensiële trekboer na Natal beskou het. As 'n Britse onderdaan sou hy hom met 'n groot geselskap daar wou gaan vestig. Soos in die volksraadsbrief word daar 'n bewussyn van 'n beskawingsroeping onder die Nie-Blankes aldaar uitgespreek. Ofskoon nie duidelik omskryf nie, val die herhaling van 'n soortgelyke idealistiese motief hier duidelik op. Inderdaad was Piet Uys tydens September 1834 en Maart 1835 op relatiewe goeie voet met die Britse owerheid. Dit was eers na sy terugkeer uit Natal

memorie van die Voortrekkers aan goewerneur Napier, Port Natal, ongedateerd, maar in November 1838 opgestel: „Op onderscheidene tyden, in kleine afdeelingen optrekkende, hadden wy besloten onze rigting in de directie van Port Natal te nemen, als zynde dat land door eenigen onzer die aldaar geweest waren, als zeer vruchtbaar en gezond beschreven, . . ." (*ibid.*, p. 265).

111. Kyk Hoofstuk VII.

112. C.O. 2755: Verklaring van 5 Junie 1835, bylae in no. 84, 24 Junie 1835. Kursivering deur my; punktuasie en hoofletters effens gewysig. Vgl. ook ds. F. L. Cachet se relaas wat hy in 1861 opgestel het op grond van inligting deur bejaarde Voortrekkers in Noord-Natal aan hom voorsien: „ . . . begonnen omstreeks 1835 de boeren te spreken van ‚trekken'; en ‚trekken' werd straks het wachtwoord door de geheele kolonie. Maar waar heen? Commissiën werden uitgezonden en brachten na eenigen tijd het bericht, dat aan de andere zijde van Grootrivier, aan den voet der Kathlamba bergen naar de zee, een goed en vruchtbaar land ligt, bijna onbewoond, goed voor vee en gezaaide, door vele waterstroomen doorsneden en, ver van de Engelschen. Dit was eene blijde tijding, en het was of men zich geroepen gevoelde een nieuw rijk te stichten, een Christenrijk in het midden der heidenen, die op die wijze nog wel tot het Christendom konden worden gebracht. Dit denkbeeld kwam spoedig tot rijpheid . . ." (*Vijftien jaar in Zuid-Afrika*, I, pp. 139-140).

dat sy griewe begin oplaai het. Toe het hy bewus geword van sy verliese deur die Xhosa-inval op sy plaas in Olifantshoek gely; toe is hy geskok deur die arrestasie van sy vrou op Sondag, 25 Oktober 1835 op grond van 'n aanklag deur 'n kwaadwillige en moedswillige ingeboekte oud-slavin, en ook van haar aanklag van aanranding teen hom. Dit was eers na sy terugkeer van Natal dat Piet Uys daadwerklik begin optree het as leier van sy Uitenhaagse beesboere om hul talle griewe onder die Britse owerheid se aandag te bring. Daarmee is hy nog besig toe hy in die loop van 1836 besluit om self uit die Kolonie weg te trek.[113] Hieruit kan afgelei word dat Piet Uys nie in die gees van die ander vroegste Voortrekkers soos Gert Maritz Natal toe is as deel van 'n breedopgesette skema om daar 'n Afrikanerrepubliek te help oprig nie.

Dat Gert Rudolph en J. S. Maritz vroeg saam met Gert Maritz die Kolonie verlaat het,[114] het nie beteken dat Piet Uys toe ook reeds besluit het om te trek nie. Inteendeel, daar is verdere aanduidings dat Piet Uys 'n heeltemal eiesoortige houding gehandhaaf het. Nog in 1835 versoek hy die Britse owerheid om plase vir hom en sy talryke familie digby die Klaas Smitsrivier in die Provinsie van Koningin Adelaide te verleen. Onder meer omdat dit oorkant die koloniale grense was, is dit uiteindelik geweier.[115] Toe Uys laat in 1837 die Caledonrivier bereik met sy trek, spreek hy en sy trek hulle alleen uit ten gunste van die regeringsvorm van die Verenigde State van Amerika. Dit weerspieël Uys se belesenheid en skynbaar ook sy bewondering vir die snel opkomende republiek in Noord-Amerika, waarheen, soos reeds vermeld, hy selfs oorweeg het om te emigreer as toestande nie betyds op die Oosgrens sou verbeter nie.[116] Uys vertoon en handhaaf, soms op hardnekkige wyse, 'n besonder selfstandige houding, wat later in Voortrekkergeledere heelwat verleentheid sou veroorsaak. Teen die einde van Januarie 1838 sou hy nie huiwer om hom, in 'n tot nog toe onbekende brief aan goewerneur sir Benjamin D'Urban gerig, sterk teen Piet Retief se beleid en optrede uit te laat nie. In sterk teenstelling met die ander Voortrekkerleiers, gaan hy sover om sy lojaliteit teenoor die Britse goewerneur uit te spreek.[117]

113. Muller, „Die Arrestasie van mev. Piet Uys op Sondag, 25 Oktober 1835" in *Historia*, XVII, 4, Des. 1972.

114. Thom, *G.M.*, p. 94.

115. G.H. 34/6: Index and Register to Frontier Letter Book, 1835, no. 320, P. L. Uys aan Britse regering, 22 Sept. 1835: „Praying for the grant of a farm including the Klaas Smits' river drift and Poort; and also, that farms may be granted to certain of his relations in the same neighbourhood." Dit is sewe dae later na die siviele kommissaris van Albanie en Somerset verwys, wat op 14 Oktober 1835 baie gunstig gerapporteer het. Geen antwoord word genoteer nie. Die oorspronklike berus in C.O. 8549: Land Memorials, Arrears, P. L. Uys aan D'Urban, 22 Sept. 1835. Die verwysing is deur dr. J. C. Visagie verskaf.

116. Sy seun J. J. Uys aan die redaksie van *The Friend*, 14 Aug. 1879, in *The Friend* van 4 Sept. 1879; Theal, *W. A. van der Stel and other Historical Sketches*, p. 285.

117. C.O. 3999: Memorials Received, 1838, no. 103, 24 Jan. 1838 (K.A.). Hierdie oorspronklike Engelse brief in die handskrif van 'n handelaar, J. M. Howell, 'n stiefseun van Lourens Badenhorst, 'n lid van Uys se trek, en deur Uys in die oostelike Transoranje onderteken, het nog nie tevore die aandag getrek nie.

Wat ook al die presiese doelstelling van Piet Uys met sy reis na Natal was (en weens die gebrek aan voldoende kontemporêre joernale en briewe deur hom nagelaat, is dit moeilik om dit finaal te bepaal), van sy metgeselle kon ander oogmerke gehad het. Gert Rudolph en J. S. Maritz, wat hulle reeds vroeg in 1836 gereed gemaak het om met Gert Maritz te trek, net sowat 'n jaar nadat hulle van Natal teruggekeer het; en Hans de Lange, die baanbreker-verkenner, wat baie ondernemings self aangevoer het – hulle sou ander gedagtes gekoester het. Die aard van die probleme aangaande die verlating van die Kolonie het meegebring dat lede van die Uys-geselskap aan die begin en die einde van hul tog waarskynlik apart gereis het. Kaptein A. B. Armstrong van die Cape Mounted Rifles het op 9 November 1834 van die Klipplaatsendingstasie aan siviele kommissaris Campbell van Albanie gerapporteer dat hy lede van die Uys-geselskap met drie waens teengekom het. Laasgenoemdes het naamlik die twaalf waens behorende aan Piet Uys, Gert Rudolph, Moolman en hul geselskap agternagesit, maar is deur veldkornet Groepe van die Katriviernedersetting verhinder om die Katberg oor te steek. Groepe het gerapporteer dat een van hierdie waens gelaai was met ploeë en wingerdstokke. Geen name word genoem nie en die nuwe roete wat die agterste waens daarna gevolg het, is ook onbekend. Hierdie lede van die Uys-geselskap kon hulle klaarblyklik eers in 'n latere stadium by die hoofgroep aansluit.[118]

Die algemene rigting wat die Uys-geselskap ingeslaan het, was noordooswaarts in die rigting van die Katbergpas. Nadat hulle die koloniale grens noordoos daarvandaan oorgesteek het, kon hulle oor die Klipplaatrivier naby die sendingstasie Shiloh gaan, en daarna oor die Swart- en die Wit-Keirivier. Om Louis Tregardt se woonplek te bereik, moet hulle die grasvelde om die Indwerivier opsoek. Soos reeds aangetoon, het Piet Uys en minstens twee lede van sy geselskap daar aangedoen teen omtrent die middel van September 1834.[119] Om Hintsa te besoek, moes hulle weer na die Transkeise kus reis. Hoewel nog by sy ou kraal digteby die Wesleyaanse sendingstasie Butterworth gevestig, het die opperhoof reeds sy verhuising tot digby die Tsomorivier aangekondig. Die Wesleyaanse sendeling John Ayliff, wat te Butterworth onder Hintsa se volk en die Fingo's gewerk het, is juis toe deur Hintsa se optrede teenoor die Blankes onder groot druk geplaas. Een Blanke handelaar is kort tevore, in Julie, vermoor terwyl 'n ander gewond is.[120] Op 23 September 1834 keer Ayliff terug uit Amapondoland op 'n inspeksiereis met die sendelinge Shepstone en Palmer, waar hulle sowat 30 000 krygers van Faku en N'Capai gesien het. Drie dae later, op Sondag, 26 September, preek Ayliff aan „a party of Dutch Farmers who was returning from the coast to the country which they at present

118. Ay. 8/85: Misc Letts. Rec., 1834, ongenommer.
119. Kyk Plaat 13 en Kaart van 1836. Ay. 8/85: Tregardt aan Campbell, 4 Nov. 1834, ongenommer.
120. Acc. 80 (2): Journal of John Ayliff, Maart 1832 – 20 Junie 1850, onder datums 13, 21 en 26 Julie, 27 Aug., 3 Sept. 1834, bladsye ongenommer (K.A.).

occupy north of this".[121] Die Wesleyaanse sendeling noem geen name nie, maar skyn te verwys na Louis Tregardt se boere in Gcalekaland, wat toe juis hierdie dae in September lede van die Uys-geselskap moet ontmoet het. Om Hintsa te spreek, moet hulle hierheen gekom het en lede van Tregardt se nedersetting sou hulle bes moontlik die Sondagaand na die sendingkerk gebring het. In hul afgesonderde toestand het Tregardt se groep boere op Ayliff se geestelike versorging gesteun wanneer dit tussen sy kerstening van die Bantoe ingepas kon word. Toe Karel Tregardt 'n paar maande later 'n dogtertjie ryker geword het, het Ayliff op 15 Januarie 1835 die kind Martha Elizabeth Susanna in die Transkei gedoop.[122]

Dat Piet Uys se geselskap wel by Hintsa besoek afgelê het, word getuig deur Uys se broer (Swart) Dirk Cornelis in die herinneringe wat die Hollandse geskiedskrywer-onderwyser Odé in 1894 neergeskryf het. Dirk Uys, wat in 1834 sowat 20 jaar oud was, was nie saam met Piet Uys se kommissie nie. Eers op ongeveer tagtigjarige leeftyd kon Odé die relaas wat hy van sy broers en andere gehoor het, uit sy mond verneem. Dirk Uys vertel dat die kommissie ongehinderd deur die gebied van Hintsa en Faku getrek het. Op Hintsa se vraag waarheen Uys op pad was, sou Piet Uys geantwoord het „dat hij land zocht, want dat de kolonie hem te nauw werd". Op Uys se vraag of Hintsa grond vir hulle het om te bewoon, sou die opperhoof geantwoord het: „ja, ik heb 'n groot land hier open liggen, waar niemand woont, ik geef jou dat van de grote Rivier Somo tot aan de rivier Oemzimwoebo."[123] Daarop sou Uys na laasgenoemde landstreek gegaan het om die land te besigtig. Uys tref egter die Pondohoof Faku daar aan, wat hom ook sou vra waarheen hy op pad is, waarop Uys dieselfde antwoord as aan Hintsa gee. Daarop bied Faku hom weer 'n stuk land aan van ongeveer die Basheerivier tot ongeveer die Umzimvubu. Toe Uys navrae doen oor die gebied nog verder noordooswaarts, sou Faku antwoord: „ja, daar ligt 'n groot open land, en dat kunt gij bewonen tot aan Oemkomanzie . . ." Op Uys se antwoord dat hy die land sal gaan besigtig, voeg Faku by dat hy bly sal wees as hy tussen die Mpondo's en die Zoeloes wil gaan woon, want Dingane pla hom baie. Dit skyn heeltemal

121. *Ibid.*

122. Toe Hintsa op 18 November 1834 'n besonder dreigende houding teenoor Ayliff en sy stasie aangeneem het, het „the sudden and unexpected arrival of some Dutch Farmers who came to purchase things at the store" Hintsa groot laat skrik en dadelik laat padgee. Dat dit werklik Louis Tregardt se groep grensboere was, blyk uit 'n brief wat Ayliff twee dae later aan die siviele kommissaris van Albanie vanaf Butterworth namens Tregardt geskryf het. Daarin doen hy dringend navraag by Duncan Campbell oor wat die boere te doen staan, want hulle het verneem dat hulle vir sewe jaar gedeporteer kan word. Campbell word versoek om sy antwoord aan Ayliff te stuur (vgl. Hoofstuk IX, pp. 351–2). Die doopinskrywing verskyn teenoor 4–5 Desember 1834 van Ayliff se joernaal, waar genoteer word dat die dogtertjie op 29 Desember 1834 gebore is in „the new country north of Butterworth about 60 miles".

123. *Vm.*, I, pp. 276–277.

'n aanneemlike relaas te wees, want dit pas in by Uys se missie, soos ook Uys se antwoord: „als die land groot genoeg is, dat wij er met velen kunnen wonen, dan zal ik met zoveel mensen komen, dat Dingaan ons en jou niet meer kan plagen."[124] Hierbo het ons reeds Uys se uitlating aangegee dat hy na Natal wou gaan indien hy genoeg mense bymekaar kon kry om hom te vergesel.[125]

Die swaargelaaide waens het sover moontlik oor die grasbedekte heuwels weg van die moeilike riviermonde gehou en sodoende ook hul roete korter gesny. Hans de Lange was die gids en sy pad was 'n goeie wat tewens hulle ook weg van die kusroete gehou het. Handelaars en sendelinge het dikwels daar gereis en daarlangs kon onwelkome verslae oor lede wat onwettig die koloniale grens oorgesteek het, die koloniale owerhede maklik bereik. In die omgewing van die Umzimkhulu het die geselskap baie honderde onlangse vlugtelinge van Dingane aangetref. Verder noord was daar 'n pragtige landstreek, maar onbevolk tot naby Port Natal. Tensy die Uys-geselskap heelwat langs die Kafferlandse pad versuim het om te jag, handel te dryf, te verken en met naturelle te gesels, moet hulle voor die einde van Oktober 1834 by Durbanbaai aangekom het. Kapt. A. Gardiner, wat drie maande na hulle die Kolonie verlaat het, het langs die moeilike kusroete daarin geslaag om die hawedorpie binne ses weke te bereik. Piet Uys se geselskap sou eers na Port Natal gaan, want daar kon hulle die grootste konsentrasie Blankes aantref om aan hulle waardevolle inligting oor die onsekere stand van sake in en om Natal te gee.[126]

Watter toestande het Piet Uys en sy geselskap laat in 1834 in Natal en Zoeloeland aangetref? Hoewel Uys self nie daaroor 'n rapport, wat behoue gebly het, nagelaat het nie, het *The Graham's Town Journal* so gereeld berigte uit Natal en sy aangrensende streke gepubliseer dat die posisie daar vanaf Oktober 1834 tot ongeveer Februarie 1835 met 'n groot mate van sekerheid gerekonstrueer kan word.[127]

Toe die agterhoede van 'n terugtrekkende Zoeloe-impie sowat 'n jaar tevore te Port Natal deur die Nie-Blanke volgelinge van die Britse setlaars daar aangeval is, het Dingane al sy mense noord van die Tugela teruggeroep. Dingane was blykbaar bevrees om in hierdie stadium uit die suide deur die Britse regering aangeval te word, omdat sy impie Katrivier-Hottentotte, wat soos Blankes gelyk het, op die Umzimkhulu gedood het.[128] Terwyl die impie in die suide in 'n

124. *Ibid.*, pp. 277–278.
125. C.O. 2755: Verklaring, 5 Junie 1835, bylae in no. 84, 24 Junie 1835.
126. G.H. 19/4: Oorspronklik, Gardiner aan D'Urban, Clarkebury, 24 Nov. 1835, §11, bylae no. 2 in D'Urban aan Glenelg, Conf., 4 Des. 1835; Gardiner, *Narrative of a Journey to the Zoolu Country*, pp. 4–23; H. F. Fynn, *The Diary of Henry Francis Fynn* (J. Stuart en D. McK. Malcolm reds.), pp. 230–231 en 236–237; C. F. J. Muller, Katrivier-Hottentotte deur Zoeloes oorval in Suid-Natal in 1833 (ongep. artikel).
127. Uittreksels en opsommings is deur James Stuart en D. McK. Malcolm in hul „Epilogue" van *The Diary of Henry Francis Fynn*, Pietermaritzburg, 1950, p. 220 vlg., die lig laat sien.

gehawende toestand teruggekeer het, het hy reeds 'n ander Zoeloemag noordwaarts na Delagoabaai gestuur om die Portugese vesting daar aan te val. Laasgenoemde mag sou nog 'n paar maande in dié omgewing opereer en ook daarin slaag om die Portugese te oorwin.[129] Gevolglik kon die Zoeloekoning op hierdie tydstip inderdaad bevrees wees om op minstens twee fronte ver uitmekaar vasgevat te word. Gedurende die onttrekking van die Zoeloes suid van die Tugela het feitlik al die inwoners van Port Natal na Mpondoland padgegee. 'n Tyd lank was daar tussen die Tugela- en Umzimkhulurivier 'n terugkeer tot die ontvolkte toestand wat tydens die hoogtepunt van die *Difaqane* geheers het.[130]

Ogle was die eerste wat reeds in Augustus 1833 na Natal teruggekeer het. Dingane was nou skynbaar bereid om die Natalse setlaars terug te ontvang en daarom kon 'n groot groep van dertig persone, met die steun van vooraanstaande Grahamstadse handelaars wat reeds jare lank in die Natalse handel belang stel, in April 1834 van die grensdorp gaan om 'n vaste nedersetting by Port Natal te stig. Ogle se woonplek was die voet van die Bereaheuwel, en hy het nog 'n plek gehad by die mond van die Umlaasrivier, 'n paar myl daarvandaan.[131] Die reus John Cane het ook twee uitmekaar geleë woonplekke gehad: die een vlak by Port Natal op die laagliggende sandvlakte, en die ander verder suid. Halstead was 'n rondswerwende jongkêrel wat nog nie vastigheid gevind het nie. Die handelaar James Collis het die enigste woonhuis gehad wat enigsins 'n Europese struktuur getoon het, en dit was gebou van riete en modder. Richard Wood, wat vir Collis te Port Natal in sy handelsbedrywighede bygestaan het, se ondernemende seun William was bestem om by verskeie historiese geleenthede in Natal en Zoeloeland teenwoordig te wees. Voordat hy twaalf jaar oud was, het hy as volle jagvennoot met Robert Russell op 'n ekspedisie uitgegaan. As twaalfjarige sou hy met sy geweer 'n Zoeloe-impie teen die Swazi-opperhoof Sopusa vergesel. As vloeiende Zoeloespreker vergesel hy die sendeling Owen voordat hy veertien geword het, en so word hy een van die weinige Blanke getuies van die dood van Retief en sy geselskap. Nog 'n Port Natalse setlaar wat 'n welbekende rol daar sou speel, was Richard (Dick) King. Sy fenomenale energie sou hom aan Blanke en aan Britse kant 'n beroemde figuur in die vroeë Natalse geskiedenis maak.[132]

Sedert Mei 1834 het Robert, die oudste seun van Alexander Biggar (voor-

128. Kyk C. F. J. Muller, Katrivier-Hottentotte deur Zoeloes oorval in Suid-Natal in 1833 (ongep. artikel).
129. G. Liesegang, „Dingane's attack on Lourenço Marques in 1833", in *J.A.H.*, X, 4 (1969), pp. 573–4 en 577–8.
130. C. F. J. Muller, Katrivier-Hottentotte deur Zoeloes oorval in Suid-Natal in 1833 (ongep. artikel).
131. *The Diary of Henry Francis Fynn*, pp. 229–230 en Bird, *Annals of Natal*, I, p. 261 (Historical Precis by Dr. Andrew Smith, Cape Town, 6 Mei 1834).
132. G. MacKeurtan, *The Cradle Days of Natal*, pp. 171–172; *The Diary of H. F. Fynn*, pp. 230–231.

heen kaptein en betaalmeester van die 85th Regiment van voetsoldate) hom by Port Natal gevestig, waar hy hom by 'n swaer, die handelaar Charles Maynard, aangesluit het en met 'n ander handelaar, James Collis, die eerste klipgebou in Natal opgerig het. Alexander, met sy seuns Robert en George, was vermoedelik reeds in die distrik Albanie op vriendskaplike voet met leiers van die ontevrede Afrikanerleiers wat uit Uitenhage en Albanie in Natal en sy omstreke as moontlike nuwe nedersetting belang gestel het. As Albaniese boer was Alexander Biggar onsuksesvol. In 1828 het hy hom as transportryer twaalf myl wes van Grahamstad langs die ou militêre pad tussen Port Elizabeth en Grahamstad gevestig waar hy deur die Sesde Oosgrensoorlog finaal geruïneer sou word. Van daar sou hy hom met sy seun George by sy oudste seun te Port Natal aansluit. As leier van die groep Natalse setlaars wat die Voortrekkers goedgesind was, sou hy sowel kaptein A. Gardiner en sy filantropiese beleid opponeer as John Cane en sy makkers wat feitlik as naturellehoofde met Nie-Blanke vroue vlugtelinge van die Zoeloe-imperialisme aangevoer het. Dit sou as kommandogenoot wees dat Alexander Biggar in die Slag van die Wit-Umfolozi aan die kant van die Voortrekkers sou sneuwel, nadat albei sy seuns reeds in Natal die lewe gelaat het.[133]

Piet Uys en verskeie lede van sy geselskap moet van die nuwe aankomelinge soos Robert Biggar en sy handelaarsvriende reeds te Port Elizabeth, Uitenhage, Grahamstad en hul omstreke leer ken het. Van hulle kon hulle dus maklik waardevolle inligting verkry oor die stand van sake en die vooruitsigte in Natal en Zoeloeland. Hans Dons de Lange het natuurlik op sy vorige besoek aan Natal reeds met Cane, Ogle en hul makkers kennis gemaak en met belangstelling waargeneem hoe hulle na die voorbeeld van die legendariese Coenraad de Buys (maar meer planmatig en sover op meer uitgebreide en suksesvolle wyse) 'n avontuurlike lewe met talle naturellevroue en honderde naturellevolgelinge voer. Piet Uys se geselskap kon volgens eerstehandse waarneming van die primitiewe lewe van die olifantjagters en hul vaardige Hottentot- en Bantoe-assistente kennis neem. Uit die reusetroppe olifante en seekoeie het die jagters met hul swaar gewere en volop lood, tin en buskruit gereeld duisende ponde ivoortande gehaal. Daarby het hulle met Dingane en sy Zoeloeryk 'n ongereelde handelsverkeer gevoer om nog duisende ponde ivoor vir uitvoer na die Kaapkolonie te bekom. Krale en ander, vir die Zoeloes, aantreklike ware, moes as ruilware ingevoer word. Piet Uys het Port Natal dus as 'n handelspos aangetref waar Kaapse handelsware opgeberg is en waarheen sekere ware wat die afgesonderde Britse setlaars in staat gestel het om sekere Westerse minimumstandaarde te handhaaf, uit die Kaapkolonie gestuur kon word. Port Natal se verkeer met die Kaapkolonie het sowel oor land as oor see geskied. Oor land is van Grahamstad 'n moeilike transportpad vir swaargelaaide ossewaens oor die mondinge van talle Kafferlandse riviere (waar krokodille en hoogwater

133. *S.A.B.W.*, I, pp. 75–77 en MacKeurtan, pp. 171–172.

mense en diere gevang het) uitgewerk; met harde arbeid om sekere steil heuwels meer begaanbaar te maak. Oor see is klein seilskepies gebruik om uit Algoabaai en uit Tafelbaai handelsware en passasiers oor gevaarlike waters te vervoer. Die duur van die reis was onseker. Sommige vaartuie het nooit opgedaag nie, ander het gestrand; sommiges het weke lank rondgedobber; terwyl enkele gelukkiges binne 'n week hul bestemming bereik het.[134] Uys het gevind dat noord van Natal 'n ongereelde verkeer met Delagoabaai en Portugese koloniale hawens verder noordwaarts onderhou is. Die landverbindinge met Lourenço Marques was deur Zoeloeland en deur 'n ongesonde kusvlakte waar Cowie en Green reeds 'n paar jaar tevore gesterf het.[135] Dingane se houding teenoor die Port Natalse nedersetting was, volgens die siening van die Britse setlaars, wispelturig en willekeurig. Met sy outokratiese gesag het hy die handel gedomineer; hy het dit verbied en weer geopen soos hy dit in die belang van sy Zoeloeryk geag het. Piet Uys kon duidelik insien dat Dingane se potensieel oppermagtige skaduwee dikwels swaar oor Port Natal en sy nedersetting met 'n onsekere toekoms gehang het. Die handjievol jagter-handelaars het groot getalle weglopernaturelle en honderde vlugtelinge uit die Zoeloeryk gehuisves. Onder Blanke leiding is die naturelle wat sterk vyandig teenoor Dingane gesind was, beskerm en georganiseer in en om Port Natal, 'n landstreek wat Dingane as deel van sy ryk beskou het. Dit het die Zoeloekoning vanselfsprekend nie aangestaan nie.

Soos Shaka voor hom, het Dingane sterk onder die indruk gekom van die klaarblyklike meerderwaardigheid van die geweer en die perd bo die steekassegaai en skild van die kaalvoet Zoeloekryger. Al sy beste pogings om voldoende gewere, lood en kruit te bekom, het egter misluk. Nieteenstaande aanloklike aanbiedinge, sou die handjievol Britse setlaars nie maklik hul vernaamste

134. Capt. Garden Papers 1852–1853, K en P.M. nos. 5, 6 en 7 (N.S.A.); Fynn Papers, 27107, Extracts, en 30104, Fynn Family Folder; 27675 en 27677 Ethel Campbell's Notes C en E (Killie Campbell-biblioteek); *Diary of Henry Francis Fynn*, pp. 220–237; Gardiner, *Narrative of a Journey to the Zoolu Country*, gepubliseer te Londen in 1836, gee die toestand van die Transkei, Natal en Zoeloeland enkele maande na die Uys-kommissie daar besoek afgelê het; Journal of the *Rev. George Champion . . . 1835–9* (A. R. Booth red.), Kaapstad, 1967, skilder weer toestande in Natal en Zoeloeland kort na Gardiner se vertrek; die kolomme van *The Graham's Town Journal* en *The S.A. Commercial Advertiser* bied in die jare 1833 tot 1835 'n skat van inligting oor Natal en sy hele omgewing. Latere beskrywings van Natal en sy aangrensende streke is te vind in D. J. Kotzé, *Die Eerste Amerikaanse Sendelinge onder die Zoeloes (1835–1838)* in Arg.-jrb. vir S.A.Gesk., 21ste jg., I, 1958 en C. F. J. Muller, Katrivier-Hottentotte deur Zoeloes oorval in Suid-Natal in 1833 (ongep. artikel).

135. Kyk Kaart van 1836. Vgl. o.a. *S.A. Com. Adv.*, 25 Nov. 1829, 3 en 17 Feb. 1830 en 6 Okt. 1832; *Grah. T.J.*, 7 Aug. 1834 en 16 Jan. 1835; G. Liesegang, „Dingane's attack on Lourenço Marques in 1833", in *J.A.H.*, X, 4 (1969), pp. 573 vlg.; F. Santana (red.), *Documentacão avulsa Moçambicana do Arquivo Histórico Ultramarino*, I en II, Lissabon, 1964–1967, en III (in manuskrip gelees), gee die Portugese sy van dié handelsverkeer.

voorsprong prysgee nie. Dat die setlaars Hottentot- en Bantoeskuts opgelei het om die geweer in hul diens effektief te hanteer, het hom nog agterdogtiger gemaak oor hul oogmerke. Dingane het derhalwe na gelang van omstandighede te Port Natal, en ooreenkomstig sy vele verpligtinge elders in die noorde, in die weste en in die suide van sy ryk, so 'n wispelturige beleid gevolg dat die Britse setlaars hul steeds onseker gevoel het oor wat die Zoeloekoning se planne met hulle was, en wanneer hy dié planne sou uitvoer. Daar was 'n duidelik merkbare spanning, wat soms verslap het, soms opgelaai het, maar altyd aangevoel kon word. 'n Blote honderd myl noord van Port Natal, net oor die Tugela, kon die magtigste Bantoeleër in Suidelike Afrika elke oomblik op 'n nog relatief weerlose Blanke nedersetting toesak.[136]

Piet Uys kon duidelik aanvoel dat die setlaars te Port Natal enige aansienlike Blanke versterking uit die Kolonie hartlik sou verwelkom. Afrikanerboere wat plase daar sou soek en nie handelskonkurrente sou word nie, sou te meer welkom wees. Met so 'n aanvulling van die getal Blankes kon die nedersetting (wat tot nog toe geen Britse beskerming kon kry nie) stewiger uitgebou word tot 'n meer gebalanseerde kolonie om die enigste goeie hawe op 'n gevaarlike kus. Terwyl die Afrikanerboere landbou- en veeteeltprodukte aan die Britse setlaars kon voorsien, kon die ingevoerde handelsware ook by hulle 'n mark vind. Trouens, sekere boerderyprodukte sou selfs oorsee verskeep kon word om 'n beter gevestigde en florerende handelsverkeer van uit Port Natal te skep. Die ekonomiese versterking van die klein Natalse nedersetting sou opgevolg kon word deur 'n militêre versterking, wat daartoe kon lei dat die Britse regering makliker sou instem om sy beskermende hand oor hom uit te strek; en met Britse anneksasie sou Natal se vooruitgang vinnig wees. As die nuwe Britse kolonie deur die Britse leër verdedig sou word, sou 'n groot handelsopbloei daar verwag kon word. Die hawe waar skepies gesukkel het om oor die vlak sandbank te seil, sou ontwikkel kon word. Grondpryse sou skerp styg. Hierdie en ander moontlikhede en vooruitsigte moet Piet Uys, die ondernemende Uitenhaagse boer, perdeteler en resiesentoesias, die vriend van Britse offisiere, opgeval het. Hy het gereeld kontak met dorpsbewoners in die Kolonie gehad en het in die nuusblaaie tevore reeds heelwat oor Natal en die ooskus van Afrika gelees, en daaroor nagedink. Sy belangstelling was ook wyer; dit het na oorsee uitgestrek. Soos reeds vermeld, het Uys kennis geneem van die vinnig opbloeiende jong reus, die Verenigde State van Noord-Amerika, waarheen hy self oorweeg het om te verhuis – as sake in Suidelike Afrika nie na sy bevrediging geskik kon word nie.[137]

136. Vgl. o.a. Gardiner se uiteensetting van Dingane se houding in sy *Narrative* (1836). F. N. C. Okoye probeer om Dingane se beleid te hervertolk in „Dingane: a reappraisal", in *J.A.H.*, X, 2 (1969), p. 237 vlg. en „Dingane and the Voortrekkers" in *Jrnl. of Negro History*, 56ste jg., 2, 1971, p. 135 vlg.

137. Kyk C.O. 2755: verklaring deur Uys, 5 Junie 1835, bylae in no. 84, 24 Junie 1835; en Uys se seun Jacobus Johannes in *The Friend* van 4 Sept. 1879.

Die leier van die beesboere op die Uitenhaagse kusvlakte, met sy digte bosse en volop hout en 'n gerieflik geleë seehawe, het 'n besonder gunstige indruk gekry van die hele ontvolkte landstreek sowat 'n honderd myl suid, wes en noord van Port Natal. Natal was baie aantrekliker as die distrikte Uitenhage en Albanie. Sy weelderige subtropiese plantegroei en sy rykdom aan dierelewe het die jagter-avonturier aanhoudend gewink. Die ondernemende jong persoon kon 'n interessante lewe daar lei; en uit die handel en boerdery sou hy 'n goeie bestaan daar kon maak. Volop Nie-Blanke arbeid was beskikbaar en die filantropiese beleid het nog nie daar posgevat nie. Uit die kommersiële invloedsfeer om en agter Port Natal – dit sou Piet Uys dadelik raaksien – sou 'n uitgestrekte binneland met bykans onbeperkte potensiaal bereik kon word.[138]

Net soos Piet Uys in die Blanke handelaar-jagters om en by Port Natal belang gestel het, was hulle ook in hom en sy geselskap en hul planne geïnteresseerd. Uit die handelaar Johan Bertram se mededelings aan *The Graham's Town Journal* van 6 Februarie 1835 blyk dit dat die Uys-kommissie 'n geruime tyd voor 16 Desember 1834 in Natal aangekom het. In 'n brief gedateer 16 Desember 1835 publiseer hy 'n uittreksel uit sy joernaal: „Port Natal has long been the subject of public discussion, both among the Dutch and English Colonists; and various have been the efforts to establish a Factory at this Port, but none have succeeded well, . . ." Dan meld hy die Uys-kommissie, sonder om die geselskap by naam te identifiseer: „Sixteen Boers waggons have arrived here, with forty shots, who are now hunting in this country (waarskynlik word bedoel die landstreek tussen Port Natal en die Tugela wat Bertram beskryf as wemelend van enorme troppe buffels en olifante); they are of opinion that the soil and pasturage are well adapted for cattle, & c.; some of these people express an intention of residing here."

Na deeglike samesprekings met ou en nuwe vriende om en by Port Natal, is besluit om in die wildryke, sowat tagtig myl breë landstreek tussen die Baai en die Tugela te gaan jag. Dingane het kort tevore al sy mense daaruit teruggetrek, sodat die land vir die eerste keer volkome oopgelê het vir die vuurwapen gehanteer deur die jagter te perd. Dit was 'n skone geleentheid om maklik ivoor, horings en velle te verkry wat vir die hele ontdekkingsreis kon betaal. Van hul meegebragte handelsware is langs die lang pad reeds verruil, maar die droomavontuur van 'n Natalse olifantjag in 'n bykans ongerepte gebied moes voorrang kry. Hoe suksesvol dié jagekspedisie was, is nie bekend nie.[139]

138. Vandaar dat Piet Uys nog op die Uitenhaagse kusvlakte Port Natal as sy bestemming opgegee het. Vgl. L.G. 278: no. 69, Van der Riet aan Hudson, 5 April 1837, bylae Ferreira aan Van der Riet, 8 April 1837, p. 8.

139. Kaptein R. Garden, wat gedurende 1852–1853 deur baie dele van Natal gereis het en toe met baie Voortrekkers gepraat het (en in besonder met Jacobus Uys), het sy inligting oor die Uys-kommissie soos volg gerapporteer: „In the year 1835 the *Uyses* came up to this country from the Cape Colony to shoot game on the Tugela,

Dit is egter welbekend dat sekere van die lede van Uys se geselskap toe reeds besonder aangetrokke gevoel het tot dié gebied. 'n Jaar later het die Amerikaanse sendeling Champion in sy dagboek genoteer dat hulle op die oostelike oewer van die Tongaatrivier oorgebly het juis op die plek wat deur 'n „pious and respectable Dutchman" wat met die Uys-geselskap daar was, reeds as 'n plaas vir homself uitgesoek is.[140] Volgens latere grondstukke in die Natalse Argief, kon dit die bovermelde C. T. Vermaak (of desnoods Jacobus van Tonder) gewees het. Champion en sy metgeselle het ook verneem (soos deur Bertram en ander getuies bevestig) dat lede van die Uys-geselskap voornemens was om hulle permanent in Natal te kom vestig.[141]

Talle belangrike besoekers aan Natal het die Zoeloekoning probeer spreek. Sowel dr. Andrew Smith as die sendelinge wat ná hom gekom het, sou veral daarna strewe om die magtige outokraat aan die hoof van die sterkste militêre ryk in Afrika suid van die ewenaar se reaksie op hul besondere oogmerke te bepaal. Piet Uys was geen uitsondering nie. Lede van sy geselskap wou hulle in Natal as boere kom vestig en het verneem dat Dingane oor enorme onbewoonde streke aan die suidekant van sy ryk beskik. Ander lede van Uys se geselskap het in die handel en in die jag belang gestel. Op grond daarvan sou 'n mens kon vermoed dat Uys pogings sou aanwend om met Dingane te in verbinding te tree.[142]

Oor die sukses van sy pogings is baie uiteenlopende herinneringe deur getuies, meestal op hoë leeftyd, nagelaat. Om die ware feite vas te stel, en om foute uit te skakel, moet 'n aantal van die getuienisse nou krities ontleed word.

Van die betroubaarste herinneringe is verskaf deur Jacobus Uys, die oudste seun van Piet Uys, wat destyds vyftien jaar oud was. Hoewel nie saam met die Uys-kommissie nie, was hy as sy vader se bruikbare regterhand tot Piet Uys se dood byna vier jaar later heelwat in sy vader se geselskap en het so belangrike en betroubare inligting van hom verkry. Wat die betroubaarheid van Jacobus Uys se relaas verder verhoog het, was die feit dat hy op sestigjarige ouderdom in *The Friend of the Free State* van 4 September 1879, sover kontroleerbaar, 'n basies korrekte verhaal skynbaar self in sy moedertaal op

after which they returned" (Garden Papers, Natal and Zululand, p. 673, N.S.A.). K. P. Landman, 'n kleinseun van die Voortrekkerleier, sê in sy Geskiedenis van die Groot Trek: „Een langen tyd houden zy zeg Bezeg met Jachten wand daar was veel wild . . ." (Preller-Vers., Aanwins 52 (b), 3de deel, p. 57, T.S.A.). Binnelandse reisigers het toe gewoonlik jag met die handel gekombineer, sodat die sukses van die ekspedisie eintlik deur die gesamentlike onderneming bepaal sou gewees het. Daar was natuurlik heelwat risiko's aan verbonde. Vgl. Muller, „Robert Scoon, 'n vroeë Suid-Afrikaner", in *S.A.H.J.*, IV, Nov. 1972.

140. Eerw. George Champion se Joernaal, 6 Januarie 1836, aangehaal deur D. J. Kotzé in *Die Eerste Amerikaanse Sendelinge onder die Zoeloes*, Arg.-jrb., 1958 (1), p. 64.

141. *Ibid.* Kotzé het o.a. verwys na S.G.O. 1/3: Farms claimed, no. 17 (N.S.A.); maar gee foutiewelik C. F. Vermaak.

142. *The Friend*, 4 Sept. 1879; *Vm.*, I, p. 278.

skrif gestel het, of dan minstens self sy goedkeuring daaraan geheg het, want hy het dit onderteken. „Het gezelschap zette toen na Port Natal" – so lui sy getuienis – „en ging tot op de grens van Zululand, aan de Tugela, doch konden niet door. Zy zonden een boodschap naar Tshaka (*sic*) en Dingaan, en die lieten weten dat het land open legt; dat zy alle naties er uit gejaagd heeft, en dat myn vader en zyn menschen er in kunnen gaan wonen."[143]

Hierdie heel bondige relaas kan aangevul word uit die reeds vermelde verhaal deur Dirk Cornelis Uys op sowat tagtigjarige leeftyd aan Odé vertel. (Die destyds sowat twintigjarige broer van Piet Uys, wat ook nie mee was met die Uys-kommissie nie, maar wie se getuienis, volgens Preller, in 1894 deur sy jonger broer Johannes Zacharias te Wakkerstroom op 75-jarige ouderdom bevestig is. Laasgenoemde was destyds as die sowat vyftienjarige jongste broer van Piet Uys wel mee na Natal en behoort dus uit persoonlike ervaring eerstehandse inligting te kon verskaf.) Die omstandighede waaronder die Hollander Odé die herinneringe van hierdie ou Voortrekkers aangeteken het, laat egter heelwat te wense oor. Of Odé hulle behoorlik kon verstaan, en of hulle die onderwyser se vrae behoorlik begryp het, daargelaat – die probleem setel daarin dat Odé, in 'n poging om die geskiedenis van die Groot Trek te skryf, nie slegs herinneringe afgeskryf het nie, maar ook sy eie afleidings begin maak het, en dat herinneringe en afleidinge nie vandag altyd meer van mekaar onderskei kan word nie. Die dood van Odé in 1897 het hom verhinder om sy werk finale afgeronde vorm te gee. Gevolglik kan van Odé se vertolkings ook in die ou Voortrekkers se monde gelê gewees het en vandag onafskeidelik in hul getuienis, wat ons dokumente is, geïnkorporeer wees.[144]

Nou gaan dit daarom dat uit die beskikbare gebrekkige en onbetroubare bronne bepaal moet word of Piet Uys werklik oorkant die Tugela met Dingane onderhandel het om grond in Natal te verkry, of die grond inderdaad aan hom toegesê is, en of die voorwaardes 'n definitiewe ooreenkoms geïmpliseer het. Indien al dié vrae positief beantwoord word, dan vloei daaruit verreikende gevolge voort. Met Piet Retief se eerste besoek aan Dingane, tree dan nie alleen botsende aansprake op Natal te voorskyn nie, maar soms die veronderstelling dat Piet *Retief* hom nou as Piet *Uys* wil voordoen om Natal voor laasgenoemde weg te raap. Dit sou dan aan die Zoeloekoning die eintlike motivering gegee het om Retief en sy geselskap te dood.

Hoewel laasgenoemde siening deur sommige skrywers aanvaar word, berus dit nie op betroubare feite nie. Wat is dan die ware feite i.v.m. die Uys-Dingane-verhouding? Die getuienis is oorweldigend dat Uys om begryplike redes met Dingane probeer onderhandel het oor die verkryging van grond in Natal. Daar is egter geen betroubare bronne waaruit afgelei kan word dat Uys werk-

143. Uys se brief aan die redaksie van *The Friend* is gedateer 14 Augustus 1879. Die enigste tasbare fout is die vermelding van Shaka, wat toe al sowat ses jaar dood was.
144. *Vm.*, I, pp. 269–284; *S.E.S.A.*, deel 8, p. 292. Vgl. verder Hoofstuk IX, noot 77 hieronder.

lik self vir Dingane gespreek het nie. Omdat die Tugela in vloed was en moeilik begaanbaar – soos Jacobus, Piet Uys se seun, asook Dirk, Piet Uys se broer, bevestig – het die leier van die kommissie nie Zoeloeland binnegegaan nie.[145] Daar is geprobeer om oor die vol rivier op 'n manier te kommunikeer, en dit mag wees dat Uys en sy mense en hul tolk uit Zoeloewoorde van die noordelike oewer geskree of op 'n ander wyse oorgebring, verstaan het dat Dingane bereid was om grond in Natal aan hulle af te staan. Geen ernstige ooreenkoms kan egter bloot op so 'n basis berus nie. Dat Piet Uys se jongste broer, Johannes, 'n tyd lank as gyselaar deur die Zoeloekoning aangehou sou gewees het, berus op geen bewysbare feite nie. Uit die getuienisse van die seun en twee broers van Piet Uys wat die naaste aan hom gestaan het, kan dit nie afgelei word nie. Die pen van Jacobus Uys, hierbo aangehaal, getuig dat sy vader, Piet Uys, nie die Tugela oorgesteek het nie. Die getuienis van Piet Uys se broer Dirk, soos deur Odé opgeteken, laat heelwat te wense oor. Eers verklaar Dirk dat sy broer, Piet Uys, na 'n persoonlike onderhoud met Dingane al die land in Natal sou verkry het; en daarna sê hy dat Dingane later laat weet het „dat hij land wil afgeven, maar dat hij self de persoon wil zien aan wie hij't geeft," en daarop 'n geselskap Zoeloes gestuur het om Piet Uys na hom te bring. Toe sou Johannes, Piet Uys se jongste broer, meegestuur word na Dingane, maar weens die vol Tugela is hy tog nie daarheen nie. Soos ook blyk uit Preller se voetnote hier, boesem die hele verhaal nie volle vertroue in nie. Volgens Preller sou die getuienis van Dirk Uys deur sy broer Johannes destyds in 1894 te Wakkerstroom bevestig wees: vandaar dat hy in sy daaropvolgende verhaal geen aanvulling oor die Uys-kommissie verskaf nie.[146]

In 1897 het J. J. Uys, W.-seun, uit die distrik Wakkerstroom aan die redakteur van die *Natal Afrikaner* geskryf dat aangesien hy na aanleiding van die

145. *The Friend*, 4 Sept. 1879 en *Vm.*, I, pp. 279–281.
In die Amerikaanse sendeling eerw. George Champion se kontemporêre joernaal (28 Junie 1835, in Kaapstad) meld hy dat hy van sy mede-sendeling dr. Newton Adams verneem het dat 'n Boeregeselskap by Dingane besoek afgelê het en van hom toestemming gekry het om in Natal te kom woon op plase deur hulle uitgesoek. Champion herhaal die berig in 'n skrywe aan Anderson te Boston, opgestel in Kaapstad, 15 Julie 1835. Hierdie notering berus egter op tweede- of derdehandse inligting, waarvan die aard dié kontemporêre bron onder verdenking bring. In die lig van ander getuienisse reeds aangehaal, na verwys en ontleed, kan dié inligting nie aanvaar word nie. Vgl. die oorspronklike handskrifte van die A.B.C.F.M.-Argief, Harvard-Universiteit, Cambridge, Mass., V.S.A. en D. J. Kotzé, *Die Eerste Amerikaanse Sendelinge onder die Zoeloes*, Arg.-jrb., 1958 (1), p. 40. In G. Champion se joernaal soos deur A. R. Booth uitgegee as *The Journal of an American Missionary in the Cape Colony 1835*, te Kaapstad in 1968, ontbreek bostaande notering onder 28 Junie 1835 (p. 25).

146. *Vm.*, I, pp. 278–282 (aanhaling op p. 279) en 292. Die latere magistraat G. M. Rudolph verklaar aan die *Natal Afrikaner* „dat daar vóór Mnr. Retief gen ander Afrikaner ooit by Dingaan gewees was" (*Di Geskidenis van ons Land, in di Taal van ons Volk*, 2de ed., Paarl, 1895, p. 198).

groot meningsverskil oor die Voortrekkergeskiedenis, die waarheid wou bereik, hy een van die bes ingeligte Voortrekkers wat nog in die lewe was, besoek het. Dit was niemand anders as Johannes nie, die bogenoemde jongste broer van Piet Uys, en sy getuienis oor hierdie aspekte van die Uys-kommissie is nou deur J. J. Uys, W.-seun, neergeskryf soos deur Johannes te Utrecht vertel. Johannes Uys sou sy volle samewerking gegee het en die dokument deur sy ondervraer opgestel, nou ook onderteken het. J. J. Uys verklaar in sy brief dat hierdie dokument nou in sy besit is en dat hy die „plain truth" aan ander belangstellendes wil meedeel. Die verhaal wat volg is weer op die essensiële punte teenstrydig met die bovermelde relaas van Dirk Uys, en skynbaar tevore deur Johannes Uys self bevestig:

„Piet Uijs and two others of the Commission went to Dingaan to ask him for Natal. Dingaan gave to Piet Uijs and his company the country (Natal) on condition that they were to come and reside in it. Dingaan demanded that Piet Uijs should give him a person as security that they, (the White people) would without fail come and reside in the country (Natal). Piet Uijs agreed to this request, and gave to Dingaan as security his brother Johannes Zacharias Uijs. Dingaan approved the security and kept him twelve days, after which he sent him after the Commission, who had already resumed their journey home, and informed them that he (Dingaan) was satisfied and had full confidence in the Commission that they would certainly return with their families. The Commission returned with great joy to their homes, which they reached in the year 1835. They handed in a report of what had been done by them after which Piet Retief and his followers left for Natal."[147]

Hierdie sterk subjektiewe mening van Piet Uys se onderhandelings met Dingane, wat onder meer uit 'n oordrewe familietrots spruit, en nie op bewysbare feite berus nie, sou later in 'n nog meer uiterste vorm te voorskyn kom. Op 16 Desember 1915 het Thijs Uys (skynbaar 'n kleinseun van die bovermelde Dirk Uys en dus ook van Piet Uys), uit die distrik Wakkerstroom *De Volkstem* van 24 Desember 1915 meegedeel dat toe Piet Uys Natal van Dingane sou ontvang het, hulle sou ooreengekom het dat hulle wedersyds kwaaddoeners sou uitlewer om gestraf te word. Thys Uys stel Piet Uys se strafekspedisie teen Moselikatse nou voor as 'n poging deur Piet Uys om Dingane se beeste aan laasgenoemde terug te besorg. Intussen gaan Piet Retief met sy manne na Dingane om Piet Uys „voor te spring en die land, onder kontrak, te krij, en dus dan hoof te word. Goed! Bij Dingaan gekom, seg Retief toe: ik is ‚Piet'. Alles is toe klaar gemaak en Dingaan het die kontrak geteken . . ." Toe sou Retief nie daarin slaag om Uys se ooreenkoms met Dingane korrek weer te gee nie; en daarby sou Dingane aan Piet Retief gesê het dat hy nie soos Piet Uys lyk nie. „Jij is 'n schelm, en wil mij land steel" – sou die Zoeloekoning vervolg en daarop uitgeroep het: „Maak dood die towenaars!" Volgens Thys

147. (Kit) Bird Papers, vol. II, J. J. Uys, 4 178, pp. 128–130 (N.S.A.)

Uys sou Dingane nog twee boodskappers na Piet Uys gestuur het om hom mee te deel dat Retief dood is. Maar Uys se antwoord sou dan gewees het: „Jij het jou nie aan ons ooreenkoms gehou nie; jij moes Retief gevang 't en aan mij uitgelewer 't, en ik zal jou nou kom straf." Dit sou dan tot Piet Uys se deelname aan die slag van Italeni gelei het, en dit, verseker Thijs Uys sy lesers, is „die eerlike en opregte geschiedenis".[148] Geen wonder dat hierdie opdis van mites, voortspruitende uit 'n chauvinistiese familietrots, 'n ander afstammeling van Voortrekkers, P. J. Coetzee van Belfast, in *De Volkstem* van 11 Januarie 1916 laat sug het: „Nu verstaan we niets meer van de geschiedenis!"[149]

Die laat negentiende-eeuse en vroeg twintigste-eeuse vertolkings van die vermeende gevolge van die Uys-kommissie, illustreer hoe familie- en partysienings poog om die geskiedenis destyds te herskryf. Daar moet aanvaar word dat dit ook vroeër gebeur het toe Odé van die basiese bronnemateriaal genoteer het en dat vertroebelings so ingesluip het. Daar is naamlik besef dat indien Piet Uys Natal van Dingane ontvang het, sy verkenningsgeselskap van verreikende betekenis moes wees. Die Uys-kommissie sou dan die enigste verkenningsgeselskap wees wat met die belofte van 'n nuwe vaderland teruggekeer het. Gevolglik sou die leier daarvan uittroon bo die ander Voortrekkerleiers. Indien egter bepaal word dat Uys se verkenningstog geen grond van Dingane verkry het nie en dat die leier daarvan geen dringende haas getoon het om na Natal weg te trek nie, dan vervaag die betekenis van die kommissie en die rol van sy aanvoerder in die vroeë geskiedenis van die Groot Trek.

Hierbo is aangetoon dat die soek van 'n nuwe vaderland gepaard gegaan het met winsgewende jag- en handelstogte. Waarskynlik het die groot geselskap van sowat veertig skuts in Natal in kleiner groepies opgebreek en in verskillende rigtings die land ondersoek. Dit is begryplik dat Hans de Lange, wat reeds kort tevore Natal besoek het, nou die geleentheid sou benut om in nuwe dele van die land te jag en dié te verken. Gedurende die sowat drie maande tyd wat die verkenningsgeselskap in Natal tot hul beskikking gehad het, kon heelwat gesien en gedoen word. Kaptein A. Gardiner het kort daarna onder die inwoners van Natal verneem dat hulle die hele Natal deeglik ondersoek het.[150]

Dat van die Hottentotbediendes wat ongeveer in gelyke getalle met die Blankes saam met die kommissie was, ook selfstandige jagtogte onderneem het, blyk uit Jacobus Uys, die oudste seun van Piet Uys, se bovermelde relaas. Hy skryf: „Van de Hottentotten vraegen sommige geweren om te gaan jagten, en die liepen er mee weg naar de Kolonie." Dan voeg hy by: „Misschien hebben ze van het plan geweten dat de zwarten op Nieuwjaarsdag een aanval op

148. Thijs Uys se brief is geskryf op Kromellenboog, Pk. Groenvlei, Wakkerstroom.

149. Onder hoof „De Uijs-Onthulling". Dié korrespondensie is gevolg deur heelwat verdere publikasies in *De Volkstem*, o.a. van 14, 18, 21 en 25 Januarie 1916. Vgl. ook Preller Vers., 99/1, no. 234 (T.S.A.).

150. Gardiner, *Narrative of a Journey*, p. 89.

de blanken zouden maken."[151] Die nuus van die Xhosa-aanval laat in Desember 1834 op die Kolonie kon Uys se geselskap gedurende Januarie 1835 bereik het. Die onrus oor die veiligheid van hul familie, vriende en besittings sou hulle dan genoop het om so vinnig as moontlik na hul tuistes terug te keer.[152]

Die Uys-Kommissie se roete terug word gedeeltelik deur kaptein A. Gardiner beskryf in die reisjoernaal van sy eie terugreis agt maande later op Uys se waspore.[153] Teen die einde van September 1835, nadat Gardiner tevergeefs die Drakensberge probeer oorsteek het om, soos die Uys-kommissie, die land van die oorlogvoerende Xhosas te vermy, kom hy in die binnelande wes van Port Natal, langs die bolope van die Umkomaas, ietwat eentonig heuwelagtige grasvelde teen, maar met pragtige weiding vir vee. „This whole district, now a wilderness" – verklaar Gardiner – „was, as I am informed, well inhabited, until the devastating army of Charka swept over these hills. The mere circular site of their perishable dwellings is all that is now apparent, but many of the cattle enclosures, which, from the scarcity of timber, were built of rough stones, are still remaining. Some which we passed are built entirely of mud, piled in blocks, like unburnt brick; others with stone and mud intermixed, in layers, and arranged in the circular form, similar to those which are enclosed with a bush fence." By die verlate Inthlangwáin-dorpies kom Gardiner en sy geselskap op die waspore van lede van die Uys-kommissie af wat, soos hulle later sou agterkom, hier van die gewone pad weggeswaai het. Gardiner-hulle slaan dan kamp op digby 'n tak van die Umkomaas in 'n nou kloof aan die voet van berge en reis verder op die spore voort, suidwes van die latere Pietermaritzburg.[154] Nog 'n tak van die Umkomaas word oorgesteek en toe die Umkomaas self. Dorpies word teengekom onder die hoof Foortu, waarin vriendelike vlugtelinge van die Zoeloeryk tot rus gekom het. Van daar het hulle so 'n steil berg probeer bestyg dat selfs veertien osse nie 'n gelaaide wa daar kon uittrek nie. Ongetwyfeld het die swaargelaaide waens van die Uys-kommissie ook moeilik daar uitgegaan. Terwyl die osse op die hoogte gerus het, was die bergagtige landskap in alle rigtings sigbaar langs die kronkelende Umkomaas. Die Uys-kommissie het, langs die ompad deur die berge om met hul ossewaens daar te kom, reeds omtrent 85 myl afgelê, hoewel in 'n reguit lyn direk wes van Port Natal dit slegs vyftig myl was. Van daar, oor 'n moeilike pad, het die Uys-kommissie 'n drif hoog op die Umzimkulu oorgesteek. „Thus far we have been pursuing a partially beaten track," sê Gardiner

151. *The Friend*, 4 Sept. 1879.

152. Dit is waarskynlik dat die geselskap hul terugkeer as gevolg van die oorlogsberig verhaas het, maar daar is nie sekerheid oor nie. Vgl. H. Cloete, *Five Lectures on the Emigration of the Dutch Farmers*, Kaapstad, 1856, p. 62.

153. Gardiner, *Narrative*, p. 309.

154. *Ibid.*, pp. 307–308 (aanhaling) en 309. Kyk ook die kontemporêre kaart agterin Gardiner se werk.

„dignified in Port Natal phraseology by the name of a road; but here we have only the faint traces of some Dutch waggons, which about twelve months ago crossed these mountains on their return to the Colony from Port Natal, and these only occasionally to be discovered by a practised eye."[155] Nou het daar 'n onbewoonde streek met wilde heuwelagtige grasvelde weswaarts uitgestrek. Op hierdie hoogte het die Uys-kommissie die Drakensberge gesien. Terwyl Gardiner noordwes gegaan het in 'n onsuksesvolle poging om 'n pas deur dié berge te vind, het die Uys-geselskap suidweswaarts die Umzimkulu oorgesteek. Deur die onbewoonde bolope van die Umzimvubu en ander riviere na die suidweste, deur wildryke, grasbedekte heuwels en beboste klowe, het die roete van Uys gelê.[156] Die waardevolle vragte op sy swaarbelaaide ossewaens is goed beskerm deur 'n formidabele mag van beweeglike perderuiters teen die gewone rowerbendes wat daar op die buit uit was. Langs hierdie binnelandse kortpad is koers gehou na Hintsa se nuwe woonplek in Gcalekaland. Onder die bekwame gids Hans de Lange kom hulle veilig teen die middel van Maart 1835 daar aan.[157]

Hintsa het die Uys-geselskap weer baie vriendelik ontvang. Volgens Dirk Uys sou hy „wachters" na die grense van sy land gestuur het om hul te waarsku om weens die oorlog nie langs die gewone roete na die Kolonie te gaan nie.[158] In hooftrekke bevestig kontemporêre koerante Hintsa se vriendskaplike houding. Na aanleiding van 'n berig in *The Graham's Town Journal* van 20 Maart 1835 dat Uys uit Port Natal „on his way down called at the kraal of Hintza", wat hom vriendelik ontvang en oor die stand van die Sesde Oosgrensoorlog ingelig het, gee 'n korrespondent van *The South African Commercial Advertiser* agt dae later aanvullende inligting. Laasgenoemde nuusblad neem eers die Grahamstadse koerant se berig oor en voeg dan in 'n eie hoofartikel die verdere nuus by dat „Peter Uys" en „Peter Moolman" aan die blad se anonieme korrespondent verklaar het „that arriving in his Territory and near his Kraal, they sent to him. Hintza immediately came to their waggons accompanied with only three of his Heemraden – invited them to spend two or three days with him, and communicated the state of the Colony to them, warning them by no means to go through Cafferland. They accepted his invitation – remained two days with him partaking of his bounty. He gave them several oxen and a horse or two to proceed with, and also a guard of men to point out the best path to pursue."[159] Albei berigte beklemtoon dat Hintsa hard geprobeer het om dit by Uys tuis te bring dat hy vriendskaplike betrek-

155. *Ibid.*, pp. 310–315 (met, teenoor p. 310, 'n tekening van 'n dorpie op die Umkomaas) en 318.
156. *Ibid.*, pp. 318–320 en kaart agterin.
157. C.O. 3964: no. 89, De Lange en Meyer aan waarn. Goewerneur, 9 Aug. 1833; *The Graham's Town Journal*, 20 Maart 1835.
158. *Vm.*, I, p. 282.
159. *S.A. Com. Adv.*, 28 Maart 1835.

kinge met die Britse regering verlang en dit sterk afkeur dat van sy volk by die vegtende Xhosas aangesluit en vee uit die Kolonie gebuit of ontvang het. Die opperhoof ontken dat hy verantwoordelik was vir die moord op die handelaar Purcell en aanvalle op ander Blanke handelaars. Uys en Moolman het dan ook gerapporteer dat Hintsa „acted in so open and candid a manner" dat hulle vas in sy onskuld geglo het. Verder het hulle verklaar „that they dit not observe a single head of Colonial Cattle in his Territory, nor but one gun among his two thousand warriors that were round him, and that was incomplete" (d.w.s. kon nie skiet nie).[160]

Die Uys-kommissie het op 'n psigologiese moment by 'n strategiese plek aangekom. Hintsa was besig om in die oorlog betrokke te raak en Uys was nou in 'n besonder gunstige posisie om eerstehands oor die stand van sake by hom in die Kolonie te rapporteer. Dan was Hans de Lange se groot familie tesame met Louis Tregardt se nedersetting op ruim plase daar gevestig. Die naderende oorlog het ook hulle weer aan die beweeg gebring om weswaarts uit die gevaar te kom.[161] Sommige is opgekommandeer; andere, soos Louis Tregardt self, het in skuiling gegaan om by die eerste die beste geleentheid na Port Natal of Delagoabaai as Voortrekkers koers te kies. Tregardt, wat verwag het dat Uys en De Lange terug sou wees, het stellig gedurende Maart of April 1835 'n direkte verslag van die Uys-kommissie ontvang. Uit dié verslag moet die hawens op die Suidooskus van Afrika – en Port Natal in besonder – aantrekliker as ooit te voorskyn gekom het. In watter mate die gunstige rapport die Tregardt-trek beïnvloed het, kan nie vasgestel word nie; dat die Voorste Voortrekker egter binne ses maande daarna noordwaarts gaan, skyn op 'n direkte verband te dui tussen verkenning deur die Uys-kommissie en Tregardt se daadwerklike optrede.[162] Weliswaar het geeneen van die lede van Uys se verkenningsgeselskap Tregardt vergesel nie, maar dit kon nouliks geskied het. Na die halfjaar weg van hul huise, terwyl 'n verwoestende oorlog intussen uitgebreek het, kon lede van Uys se geselskap nie so snel oppak en 'n nuwe groot onderneming aandurf nie. Nie alleen is van hul besittings verniel nie, maar baie van hul familie en vriende was weg van hul gewone woonplekke,

160. *Ibid.* (aanhaling) en *The Graham's Town Journal*, 20 Maart 1835.

161. Ay. 8/86: Misc. Letts. Rec., ongenommer, veldkornet A. Pretorius aan vrederegter O'Reilly, Cradock, geskryf te Brakrivier, 8 Januarie 1835. Daarin word gerapporteer „dat aan Klas Smitsrivier zeven vrouwe uyt gekomen is van de menschen die over de Key getrokken is. De mans heeft de Kaffers daar gehouden en die vrouwens verhaald dat Hiensa terug gegaan heeft om meer volk te halen . . ." Die vroue wat uitgekom het, vertel „dat daar nogt 11 huysfrouwens onder de Kaffers is die niet uyt ken . . ." (punktuasie en hoofletters gewysig).

162. Kyk Hoofstuk IX. Geen skriftelike verslag van enige lid van die Uys-kommissie is teruggevind nie. Vir prof. C. J. Uys se bewering in die *S.A.B.W.*, I, p. 52, dat J. G. Bantjes later op trek vir Piet Uys gehelp het om sy verslag oor „Natalland" op te stel, word geen direkte bewys teruggevind nie. Sonder om sy bron te vermeld, verklaar O. Ransford in sy *The Great Trek*, Londen, 1972, dat Piet Uys na sy terugkeer uit Natal sou uitgeroep het „Only Heaven could be more beautiful" (p. 30).

hetsy op kommando, hetsy in versterkte plaashuise of laers, hetsy na veiliger westerse oorde. Dan het slawe-eienaars wat met Uys saam was, hul slawe vry, maar as ingeboekte arbeiders, aangetref. Omdat 'n beskeie, maar welkome, vergoeding binne afsienbare tyd in die vooruitsig gestel was, moes ook daarvoor gereël word.[163]

Onder die verwarrende oorlogsomstandighede sou die Uys-geselskap so spoedig as moontlik huiswaarts gaan om die lot van hul families en vriende te bepaal. Geskenke moes eers aan Hintsa gegee word in antwoord op sy presente, gasvryheid en waardevolle hulp. Toe die opperhoof sowat twee maande later, in Mei 1835, probeer om van kol. Harry Smith weg te jaag, sou hy dit byna regkry op 'n pragtige donker rooibruin half-opregte Engelse perd wat, volgens 'n lid van Smith se lyfwag, deur Piet Uys aan Hintsa geskenk was. Slegs die kolonel se perd kon vir Uys se perd kers vashou, en dit was dan ook hy wat Hintsa ingejaag en van sy vinnige perd afgeruk het sodat hy te voet verder moes vlug, en so doodgeskiet word.[164] Volgens Dirk Uys, het Hintsa die Uys-kommissie op sy vertrek 'n wag van honderd man onder sy seun Kreli saamgegee om hulle veilig langs 'n omweg in 'n noordwestelike rigting na die Kolonie te bring. Vier dae later het hulle Kogelhoutskop, wes van die Klaas Smitsrivier net binnekant die Kolonie, bereik, waar 'n burgergrenswag hul veiligheid verder kon verseker. Op hul verdere pad huis toe kon lede van die Uys-kommissie desverkiesend met Hendrik Potgieter by *Kommandodrift* in aanraking kom en ook met Piet Retief suid van die Winterberge.[165] Of Uys op hierdie tydstip toe baie grensboere op kommando rondgeswerf het, grensboerleiers kon inlig oor toestande in en om Natal, is twyfelagtig. Toe hy later self as veldkornet op kommando gegaan het, kon hy natuurlik heelwat omtrent sy groot verkenningstog meedeel.

Uys het eers na Grahamstad gegaan en het daar in die laaste week van Maart 1835 die Goewerneur gespreek en hom van sy ervarings in Natal en sy

163. Soos hierbo aangetoon, was 'n hele aantal lede van die Uys-kommissie in die verwoeste wyk Onder-Boesmansrivier woonagtig en moes hulle daar dringende aandag aan hul familie en boerderybelange gee. Vir sommige opgawes van verliese gely wat spoedig deur hulle geteken sou word, vgl. L.G. 16–44: Memorials Received from private individuals (claim re War losses), 1835, onder die betrokke name. Vir probleme wat uit die vrystelling van hul slawe voortgespruit het, vgl. o.a. Muller, „Die arrestasie van mev. Piet Uys op Sondag, 25 Oktober 1835", in *Historia*, XVII, 4, Des. 1872.

164. *S.A. Com. Adv.*, 28 Maart 1835. Dirk Uys vertel dat Piet Uys „'n mooi rijpaard" aan Dingane sou geskenk het (*Vm.*, I, p. 282). Die latere generaal Bisset, wat voor en tydens die Sesde Oosgrensoorlog goed ingelig is oor grensaangeleenthede, het in 1875 in sy *Sport and War*, in Londen gepubliseer, 'n lewendige beskrywing gegee van die gebeure wat tot Hintsa se dood gelei het en toe o.a. verklaar: „Hintza used to ride his own horse, a splendid dark bay, a half-bred English horse, presented to him about a year before the war by Piet-Uys, a celebrated Dutchman, a great hunter and breeder of superior horses" (p. 23).

165. *Vm.*, I, pp. 282–283. Kyk Plaat 13.

indrukke oor Hintsa se houding meegedeel.[166] Die toekoms van Natal het juis toe onder die aandag gekom. In *The Graham's Town Journal* van 27 Maart 1835 verskyn 'n brief gedateer 12 Maart deur die Kaapse Regeringsekretaris waarin bekend gemaak word dat die Britse owerheid besluit het om Port Natal *nie* te annekseer nie. D'Urban was sterk ten gunste van die Britse anneksasie van Natal en daarmee sou Uys rekening moes hou in sy bespreking van dié aantreklike landstreek met die Goewerneur. Uys is begerig om sy land op kommando te verdedig, maar kry verlof van die Goewerneur om eers sy familie op te soek en na sy dringendste persoonlike sake om te sien.[167] Gedurende die ses maande dat hy weg was, is sy plaas in die Onder-Boesmansrivier verwoes, is sy slavin en haar kinders vrygestel en by hom ingeboek. Sy gesin moes Uys nou opsoek op sy vader se plaas *Brakfontein* in die relatief veilige westelike wyk Tsitsikamma van Uitenhage, te midde van talle ander familielede. Op sy lang pad na die Kaapse kusvlakte het een na die ander lede van die Uys-geselskap afskeid geneem totdat net Uyse en Moolmans, wat ook na die Tsitsikamma op pad was, oorgebly het om met die pont die Gamtoosmond oor te steek na die plase *Zeekoerivier* en *Brakfontein*. Daar het die groot verkenningstog geëindig.[168]

Met die terugkeer van die Uys-kommissie is die laaste fase van verkenning deur Afrikaners voor die aanvang van die Groot Trek oor die Oranjerivier afgesluit. Louis Tregardt was klaar die Oosgrens oor, maar sou eers ses maande later die Noordgrens oorsteek. Volgens kontemporêre getuienis was sy mikpunt in hierdie stadium nog Port Natal – Delagoabaai word nie vermeld nie. Waar hy van Hans de Lange tevore reeds heelwat van die aantreklike Natal verneem het, was die rapport van die Uys-kommissie nou vir hom van groot belang. Dit het hy in oorlogstyd gekry, toe dit moeilik was om sy voorneme uit te voer om finaal weg te trek; maar die spoorslag is daarmee gegee. Deur middel van sy vroeë kontak met Hans van Rensburg is die plek van die Afrikaanse Suidooskus in sy trekbeplanning verder uitgedra.[169]

Dat die laaste fase van verkenning in oorlogstyd afgesluit is, het 'n belangrike uitwerking op die trekgedagte gehad. Die Sesde Oosgrensoorlog het 'n gekompliseerde invloed op die Afrikaner se trekbeplanning uitgeoefen. As gevolg van swaar oorlogsverliese, wat uiteindelik nie vergoed is nie, en die opkommandering van mense en besittings, teen min of geen vergoeding, kon die propageerders van die trekgedagte makliker grensboere oorreed om uit die Kolonie weg te trek. Op die suidelike en sentrale sektore van die Oosfront het baie grens-

166. *The Graham's Town Journal*, 20 Maart 1835; C.O. 2755: verklaring deur P. Uys, 5 Junie 1835, bylae in no. 84, 24 Junie 1835.
167. C.O. 2755: verklaring deur P. Uys, 5 Junie 1835, bylae in no. 84, 24 Junie 1835.
168. L.G. 38: Memorials Received, 1835, oorspronklike memorie aan H. Hudson, pp. 128–130; Muller, „Die Arrestasie van mev. Piet Uys op Sondag, 25 Oktober 1835".
169. Kyk Hoofstuk IX.

boere reeds mobiel geword as gevolg van die ontwrigting van hul boerderybedrywighede. Dit sou vir hulle dus makliker wees om tot 'n landsverlating oorreed te word – veral wanneer die aantreklikhede van 'n nuwe vaderland onder hul aandag gebring sou word. Aan die ander kant kon die trekgedagte nie maklik onder oorlogstoestande in 'n trekdaad omgeskep word nie. Baie mans was op kommando, of was verplig om hul plase en dié van hul bure te verdedig. Terwyl die oorlog voortgeduur het, kon grensverdediging nie somaar afgeskud word nie. Krygswet het so iets bykans onmoontlik gemaak.[170] Dan sou die soort skikking aan die einde van die Oorlog 'n ingrypende uitwerking hê op die vorm wat die trekgedagte sou aanneem. Indien die simpatieke sir Benjamin D'Urban daarin sou slaag om met 'n vredeskikking die Oosgrens te pasifiseer en daarby die koloniale grens heelwat ooswaarts uit te brei, kon die lewenskragtigheid van die trekgedagte aanmerklik ingeperk word. In besonder sou dit die geval wees wanneer die Kolonie noordooswaarts oor die Klaas Smitsrivier en anderkant die Bamboesberg na aantreklike grasvelde uitgebrei word. Inderdaad was Louis Tregardt en Hans de Lange daar gevestig, was Hendrik Potgieter daarheen aangetrek;[171] en sou Piet Uys en van sy familielede na die terugkeer van die Uys-kommissie begerig wees om daar grond te besit. Op 22 September 1835 versoek Piet Uys naamlik 'n plaas op die Klaas Smitsrivierdrif en -poort van die Britse regering, en verlang verder dat plase aan sekere van sy familielede in dieselfde omgewing verleen moet word.[172] Hoewel D'Urban hard probeer om 'n groot streek oor die Oosgrens by die Kolonie in te lyf, begin dit algaande duidelik word dat 'n filantropiese grensbeleid gevolg sal word en dat grond vir bewoning deur Blankes nie daar beskikbaar sal wees nie.[173]

Op nog 'n belangrike wyse affekteer die Sesde Oosgrensoorlog die praktiese deurvoering van die trekgedagte. Krygsverrigtinge het ná die terugkeer van die Uys-kommissie die kortste pad na die moontlike nuwe vaderland, Natal, baie gevaarlik gemaak. Met hele gesinne en baie vee kon hierdie pad nie nou meer ingeslaan word nie. Alle trekke sou die pad noordwaarts moes volg wat dan later ooswaarts swaai om ooskushawens te bereik. In die Transoranje, en selfs oor die Vaal, is hierlangs heelwat verkenning gedoen; maar wat van die passe deur die hoogste berge in Suid-Afrika? Daaroor was min of geen inligting nog bekend nie, en dit sou 'n element van onsekerheid in die praktiese deurvoering van die trekgedagte inbring. Slegs verdere verkenning sou dit uit die weg kon ruim.[174]

170. R. Godlonton, *A Narrative of the Irruption of the Kaffir Hordes*, Grahamstad, 1836, en *The Graham's Town Journal* se kolomme sedert laat Desember 1834.
171. Ay. 9/7: D. Campbell aan waarn. Regeringsekr., 17 Jan. 1834, pp. 126-127; C.O. 2749: no. 100, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 12 Sept. 1834 en bylae, bladsye ongenommer. Vgl. verder Hoofstuk IX.
172. G.H. 34/6: no. 320, Uys aan Britse regering, 22 Sept. 1835.
173. G.H. 23/11: no. 17, D'Urban aan Staatsekretaris, 19 Junie 1835, pp. 126-140 en I.B., no. 279 (1836), pp. 58-73; Bell and Morrell, *Sel. Docs.*, p. 472. Vgl. Plaat 13.

Terwyl die Uys-kommissie en die voorafgaande kennis van die Suid-Afrikaanse binneland deur noordwaartse verkenning dus reeds 'n groot skat van inligting beskikbaar gestel het waaruit 'n kundige trekbeplanning saamgestel kon word, bring veranderde omstandighede in die Transkei mee dat die mees direkte roete nie meer deur Afrikanerboere gevolg kan word nie. Gedeeltelik onverkende trekroetes moet dus gevind word. Vir die propagering van die trekgedagte bring dit probleme mee: die hele onderneming kan nie so helder voorgestel word nie en sal dus nie meer so maklik ingang vind nie. Soos reeds gesê, sal baie grensboere wag om eers te sien hoe die voorste Trekkers vaar op hul pionierspad na 'n vermeende nuwe vaderland. As gevolg van die verkenningswerk onderneem deur die groot geselskap onder die energieke Piet Uys gedurende die lente van 1834, die somer van 1834–1835 en die herfs van 1835, het Port Natal, en sy hele aangrensende landstreek, besonder sterk as die aangewese vaderland of beloofde land op die voorgrond gekom. In baie wyke van die suidelike Oosgrensdistrikte het Blanke en ook Nie-Blanke lede van die Uys-kommissie die lof van die aanloklike groen, wildryke en waterryke land besing. Dat daar volop goedkoop plase suid van die Umzimkulu- tot ver noord op die suidwal van die Tugelarivier, en oor die golwende heuwellandskap in die Natalse binneland, oopgelê het vir bewoning deur ondernemende boere, is uitgebasuin. Vandaar dat verreweg die meeste van die grensboere op die suidelike oosfront wat hulle daaroor uitgespreek het, Natal as hul bestemming opgegee het.[175] Met deeglike verkenning was Natal, wat relatief naby gelê het, goed bekend: vriendskaplike handelaars uit die grensdorpe was daar gevestig en berigte uit Natal het gereeld in die koloniale pers verskyn. Delagoabaai weer, was swak bekend, heelwat verder weg en moeiliker bereikbaar. Sy enigste voordeel was dat hy onder die Portugese en nie onder die Britse vlag verkeer nie. Oor Port Natal en sy hele landstreek het die skaduwee van Britse anneksasie steeds bly hang: die ywer van kaptein Gardiner en die invloedryke vertoë van die Kaapse Goewerneur self het dit waarskynlik laat voorkom.[176]

'n Mate van tweespalt kan in die geledere van die propageerders van die trekgedagte opgemerk word: die een groep het hom sterk ten gunste van Natal

174. Soos geblyk het in Hoofstuk VII, was die omgewing van die Drakensbergpasse die swakste verken in die noordoostelike streke van Suid-Afrika. Sover bekend, het geen grensboer voor die Groot Trek daarlangs gereis nie en skynbaar is so 'n roete nie voor die Trek voorsien nie. Kyk ook Kaart van 1836.

175. L.G. 117 (ou nommer): Civil Commissioner, Various, 1828–1847; L.G. 277: Civil Commissioner Uitenhage, 1836–1837, no. 1, P. H. Zietsman aan Van der Riet, 23 Aug. 1836, met bylaes, pp. 14–19; Muller, „Veertig jaar", pp. 23–28.

176. Vgl. die kolomme van *The Graham's Town Journal*, *The S.A. Com. Adv.* en *De Zuid-Afrikaan* in hierdie jare. Kyk ook Church Missionary Society Minutes, vol. 15, Committee 10 Mei 1836, Correspondence, pp. 168–169 (C.M.S. Argief, Londen); C.O. 48/170: Downingstraat aan D'Urban, 29 Maart 1836 en Gardiner aan Glenelg, 2 Maart 1836 (P.R.O.).

uitgelaat, terwyl die ander die Hoë Noorde met Delagoabaai as poort na die buitewêreld bepleit het. Daardeur is die aanvaarbaarheid van die trekgedagte ietwat verswak; maar aangesien die roete na albei oorde aanvanklik saamgeloop het, kon die beslissing later, na voortgesette verkenning, gevel word. Dit was dus spoedig duidelik dat die verkenning wat reeds gedoen was, nog voortgesit moes word. Aanvanklik was genoeg inligting bekend om die eerste golf van Afrikanerboere na aantreklike, ontvolkte streke weg te lok. Alvorens die trekgedagte verder gepropageer kon word, moes daar eers mense in die nuwe vaderland wees om, eerstehands as inwoners, oor sy heerlikhede aan familie en vriende in die Kolonie te rapporteer. Die voorste mense moes gou gaan, sodat lateres snel kon volg. As almal op mekaar sou wag, kon die hele propagering van die trekgedagte op 'n mislukking uitloop. Dit was die kernprobleem. 'n Begin moes gemaak word, gevolg deur 'n ordelik georganiseerde reeks trekke met 'n benutting van die geskikste seisoene.[177] Indien dit gebeur, kon groot krag gemonster word deur die omskepping van die trekgedagte in 'n praktiese trekpoging.

Met die terugkeer in Maart 1835 van die Uys-kommissie van Natal na die suidelike Oosgrensdistrikte was voldoende inligting bekend, daar sowel as in die noordelike distrikte, om die trekgedagte finaal 'n konkrete vorm te laat aanneem.

Die eerste komponent van die trekgedagte was die drang om weg te trek uit die Kaapkolonie om sodoende die onrustige lewe daar te ontwyk. Op dieselfde wyse as wat die Trekboere dwarsdeur die agtiende eeu per ossewa hoofsaaklik oos en noordoos land-in beweeg het om beter en meer plase te betrek, so sou ook die Voortrekkers die noordelike en noordoostelike binnelande kon intrek. Basies was dit 'n bekende proses wat herhaal moes word. Die afstande wat die Voortrekkers sou aflê, sou egter veel groter wees; soos ook die groepe wat sou trek. Waar familiegroepe tevore as Trekboere beweeg het, moes talle gesinne nou in groter groepe georganiseer word. Ter wille van die langer en gevaarliker reis was dit nodig om groter krag te monster.

'n Spesifieke landstreek of landstreke is, deur behoorlike verkenning, as duidelike verbetering op die Kaapse grensstreke uitgekies en aanbeveel. As gevolg van langdurige verkenning, en veral intensiewe verkenning in die vroeë dertigerjare, was heelwat gunstige inligting nou beskikbaar. Deur middel van 'n reeks kommissies op trek, sou nog verdere verkenning onderneem word. Voortgesette verkenning en spoedige bekendmaking van sy resultate sou 'n belangrike element word in die propagering van die trekgedagte.

177. Kaapse Oosgrensboere moes *nou* deur 'n basiese geloof in die trekgedagte besiel word; *later* op trek moes die ligging van die nuwe vaderland gefinaliseer word. By die vroeë propagering van die trekgedagte was die aan die gang kry van die Trek voorop; later, met verdere verkenning, volg die verdere beslissing. Dit sou op trek stryd inhou. Vgl. Thom, *G.M.*, pp. 165–168.

Potensiële Trekkers se verhouding teenoor die Britse regering was die spil waarom die rebellerende komponent van die trekgedagte gedraai het. Voordat enige distriksgrens of die koloniale grens oorgesteek mog word, was daar die wetlike verpligting om van die Britse owerheid toestemming te verkry. Om 'n voldoende hoeveelheid wapens en ammunisie vir so 'n groot onderneming die binnelande in te neem, moes eweneens verlof gevra word. En as die verlof geweier sou word? Indien die onderneming nog voortgesit sou word, kom die rebellerende komponent duidelik te voorskyn. 'n Veiliger alternatief was om die owerheid te versoek om die koloniale grense verder uit te brei – soos oor geslagte in menseheugenis altyd gebeur het. Weens die besparingsmotief by die Britse regering, sou geduld hier beoefen moes word; en as dinge vinniger tot 'n punt kom, raak geduld gouer op. Die persone wat leiding in die trekonderneming gegee het, wou egter nie rustig wag nie, maar het verkies om deur aksie self die inisiatief te neem. Hulle kon nie voorspel wat die Britse owerheid sou doen indien grensboere hulle op groot skaal teen bovermelde koloniale wette sou verset nie. Weliswaar is dié wette nie streng toegepas nie; tog is mense periodiek gearresteer, vervolgings ingestel en vonnisse gevel.

Hoe die leiers wat die migrasiebeweging beplan het, ook al geredeneer het, daar sou steeds 'n gordyn van onsekerheid oor die hele uitvoering van die trekgedagte hang. Die risiko-komponent is inherent daarin; en in dié raamwerk sou die propagering van die trekgedagte en teenpropaganda gevoer moes word. Die aanprysing van die trekgedagte en die afraai daarvan het met spekulatiewe elemente te doen gehad. Alhoewel die sukses van propagandaveldtogte baie afgehang het van die aanvanklike verloop van die groot migrasie, het 'n knap massasielkundige benadering tog 'n vername rol gespeel om so 'n beweging dwarsdeur die grensdistrikte (en moontlik ook in ander dele van die Kolonie) aan die gang te sit.

Oor die rebellerende komponent en die risiko-komponent sou daar heelwat verskil van mening onder die grensboere wees. Wat sou van potensiële landverhuisers word wat hul eiendomme verkoop het en dan deur Britse polisie en troepe verhinder word om distriks- en landsgrense oor te steek? Of as daar op hul so hoog nodige voorraad wapens en ammunisie beslag gelê sou word? Die onvoorspelbare Britse houding sou bepaal of daar 'n aktief rebellerende element in die trekgedagte sou kom. Dan was die houding van die talle Nie-Blankes in die binnelande van Suid-Afrika net so onvoorspelbaar.

Baie van die potensiële leiers van die grensboere het nou ook permanent of tydelik ampte soos dié van veldkommandant, veldkornet of wykmeester in regeringsdiens beklee. In hul wydverspreide distrikte, wyke en dorpe moes heelwat van hierdie sleutelpersone vir die trekgedagte gewen word. Dit sou 'n aansienlike stukrag aan die trekbeweging kon verleen. Indien hulle nie spoedig oorgehaal word nie, sou hierdie regeringsamptenare veel kon doen om die posvatting en latere ontvlamming van die trekgedagte onder hulle burgers teen te gaan, die regering gereeld in te lig en saam te werk om die trekbeweging

se vroegste ontplooiing dood te smoor. Hulle het nie eens nodig gehad om 'n basies vyandige houding daarteen in te neem nie; dit sou vir die geslaagde omskepping van die trekgedagte in 'n trekdaad bitter gevaarlik kon wees indien voldoende reserwes ontmoedig sou word om die speerpunte wat die voorste mense opgebou het, behoorlik op te volg. Hierdie burgerbeamptes, wat bereid was om talle opofferings te maak om die belange van die grensboere in die Kolonie te behartig, sou nie ligtelik oorreed kon word om in so 'n mate te wanhoop aan die lewensvooruitsigte in die Kolonie dat hulle alles sou laat vaar ten gunste van 'n trekdaad nie. Onrustoestande in die grensdistrikte sou eers verder moes aangroei om gewoonlik buitengewoon pligsgetroue burgerbeamptes wat as skakels met die Britse regering sy gesag onderskraag het, te oortuig dat die orde in die gemeenskap wat hulle gehelp het om op te bou en te handhaaf, in duie gestort het. Tot so 'n beslissing moes die propageerders van die Trek die beamptes juis oorreed: *dan* sou die trekdaad begeesterd word.

Om mense te oorreed om dié sprong te maak, moes ver buitekant die negatiewe onttrekkingsmotief beweeg word na die positiewe vestiging en stewige inrig van 'n Afrikanerstaat in die ruimtes van Afrika. Die Afrikaner, en in besonder die Afrikaner-grensboer, het reeds gedurende die vorige vyftig jaar algaande meer blyke gegee dat hy besig was om 'n nasionale bewussyn te ontwikkel. Onder die meer resente inwerking van 'n swaar druk van buite, het sy ontluikende samehorigheidsgevoel steeds gewas en gedy. Die visie van 'n Afrikanerstaat waarin Afrikanerampsdraers mede-Afrikaners sou help om 'n Afrikanerbeleid in die praktyk uit te lewe, sou die logiese kulminasie van hierdie strewe kon word. En so 'n ideaal kon Afrikanerampsdraers hulle uit die Britse grensdistrikte laat losruk om hulle in positiewe daadkrag in die Noorde veel beter uit te lewe.

Die besondere verhouding van dié nuwe Afrikanernedersetting teenoor die Britse owerheid sou egter van kardinale belang wees. Moontlik sou die owerheid – soos Europese owerhede nog altyd tevore gedoen het – die hele aantreklike landstreek waarin Afrikanerboere hulle noord van die Oranje wou vestig, tot die Kolonie toevoeg; en daar was reeds 'n dekade lank gedink oor die Britse anneksasie van Port Natal, met sy omliggende gebied en moontlik ook die ontvolkte kusvlakte suid daarvan. Oor wat die Britse regering hieroor sou doen, daaromtrent kon die organiseerders geen sekerheid kry nie. Indien die Britse regering hierdie streke nie sou annekseer nie, kon gewoonweg voortgegaan word met die praktiese uitvoering van die trekgedagte, en indien wel tot anneksasie oorgegaan word van gebiede waarin 'n selfstandige staat ingerig sou moes word, sou die risiko van 'n rebellie aanmerklik verhoog word. Dan sou sekere grensboerleiers ook minder te vinde wees vir so 'n versetreaksie teen die Britse owerheid, wat tot 'n gewapende botsing met hul owerheid sou lei. Aan die ander kant sou verhuising na Britse gebiede in die noordelike binnelande of na die skilderagtig-mooi Natal as veiligheidskleppe dien,

met min of geen risiko: dan sou daar waarskynlik minder ware Voortrekkers wees. Maar dan sou ook verder weggetrek moes word na grotendeels onverkende streke oor veel groter afstande as wat aanvanklik voor beplan was.

Sommige potensiële Trekkerleiers sou sover moontlik – desnoods tot diep in die ongesonde trope – uit die Britse invloedsfeer wou wegtrek; ander sou weer gereelde handelsverkeer met die Kolonie wou onderhou, vanuit nie te afgeleë basisse nie. Gevolglik kry ons te doen met 'n vaag omlynde gestalte van die trekgedagte: eenstemmigheid word geensins onder alle grensboerleiers aangetref nie. Aan die ander kant was dit 'n voorvereiste vir 'n geslaagde propagering van die trekgedagte dat dit as 'n aanneemlike, prakties uitvoerbare skema voorgestel moes word. Tensy etlike duisende lede van grensboergesinne – en by uitstek hoofde van gesinne en grondbesitters – tot die trekgedagte bekeer word, kon die risiko-komponent te swaar begin weeg. Die propagering van die trekgedagte moes so inslaan by die grensboere dat die vloei van Trekkers uit die staanspoor vinnig, en daarna eweredig, moes geskied. Die Trek moes nie so snel ontplooi dat daar nie genoeg weiveld vir al die vee sou wees nie; of dat die voorrade wat op die grensdorpe en by smouse aangekoop moes word, uitgeput sou raak nie; of dat te veel plase tegelyk in die mark sou kom nie. In alle geskikte tye van die jaar moes 'n gereelde stroom Trekkers noordwaarts vloei. Onder die Voortrekkers moes die weerbare mannekrag weer so in stand gehou en uitgebou word en so effektief gemonster kon word dat vyandige inboorlinge nie sou durf om hulle te bedreig of aan te val nie.

Redelik spoedig sou die verhuisingsbeweging tot 'n end kom en moes tot 'n rustige, lonende beoefening van veeteelt en landbou in hul nuwe land oorgegaan word. Poorte na die buitewêreld sou moes voorsien word, hetsy deur verre Portugese ooskushawens, hetsy deur hawens verder suid, waarvan Port Natal verreweg die geskikste sou wees. Ook die deurvloei van voorrade uit die Kaapkolonie, oor land en oor see, sou in permanente handelskanale georganiseer en gestabiliseer moes word.

Hoe moes, met al die moeilik berekenbare risiko-elemente, die Trekbeweging so ver geloods word? Afgesien van die houding van die Britse regering en die houding van die inboorlinge in die binnelande, was daar nog die gebrek aan kapitaal om die beweging te finansier. Soos reeds vermeld, was daar as gevolg van die Sesde Oosgrensoorlog juis 'n swaar verdere kapitaalverlies. Daar sou dus gewag moes word op die moontlike uitbetaling van skadevergoeding vir oorlogsverliese, asook vir slawevrystelling. Alvorens die lang emigrasiereis aangepak word, moes in elk geval perde, trekdiere en aanteelvee aangekoop word. Dit geld veral Boere in die gebied tussen die geteisterde Winterberg en die see.

Van die predikante, wat tegelyk staatsamptenare was, het die trekgedagte op Bybelse en algemeen godsdienstige gronde bekamp. Verset teen die regmatige, Christelike owerheid is deur hulle veroordeel. Die predikante het die geduldige afwag van die welwillende beskerming van hul, deur God aange-

stelde, owerheid om hul tydelike probleme reg te stel, as Christelike deug voorgehou. 'n Opstandige gees teen die wettige owerheid kon kerklike sensuur meebring. Onder die konserwatiewe grensboere het dit swaar geweeg dat eie predikante nie maklik sou saamtrek nie. Aan die ander kant was daar ook lank reeds 'n tradisie van verset deur die burgers teen predikante as staatsamptenare. Tydens die Groot Trek het Oosgrensboere ook nie gehuiwer om hulle teen hul predikante te verset nie. Daar was ook lank reeds 'n tradisie van die selfstandige studie en vertolking van die Bybel, wat op afgeleë plase gereeld aandagtig gelees en sorgvuldig oordink is. Die grensboere se lekevertolking van Bybeltekste wat hul aangegryp het, was geslagte lank reeds toegepas op hul besondere lewensomstandighede. Op die verhouding tussen Blank en Nie-Blank is by uitstek lig uit hul Statebybels gesoek. Waar 'n parallel tussen die Afrikaners en die ou volk Israel sterk aangevoel is, is uit die Ou Testament letterlike toepassings op die grensboer gemaak. Bevele aan die ou Israeliete is soms ook as bevele aan die Afrikanergrensboere beskou. Die grensboer-ouderling, en -diaken, asook die gewone lidmaat, sou nie aarsel om op gesag van sy Bybel soms sy amptelike kerklike leier teen te gaan nie.[178]

Per wa, te perd en te voet moes die trekbeweging *oor land* georganiseer word. In die wye ruimtes van die noordoosgrens was veel Afrikaner-grensboere reeds in die praktyk gedeeltelik onder Britse beheer uit: vanaf hul half selfstandige posisies daar sou hulle maklik en relatief ongemerk die noord- of noordoosgrens kon oorsteek. Hoewel oorsese verbindinge met Port Natal of die Portugese hawens veel vinniger kon geskied, het die grensboere dit nie benut nie. Langs alle kuste van Oos- en Suidoos-Afrika was die Britse vloot in dié jare volkome oppermagtig.[179] By koloniale hawens soos Port Elizabeth, Port Beaufort, Kaapstad en Simonstad het Brittanje volle beheer oor die aankoms en vertrek van skepe uitgeoefen. Die vervoer van passasiers, voorrade, wapens en ammunisie is alles streng volgens Britse voorskrifte gekontroleer. Trekkerleiers het oor geen skepe en oor weinig kennis van skeepvaart beskik. Langs die kortste en vinnigste roete kon dus nie veel hulp in die vorm van mense en voorrade aan die Trekbeweging verleen word nie. Terwyl die Britse krag in sy seeverbindinge gelê het, was die Boerekrag in sy landverbindinge. Oor land kon grensboere die krag geleë in die wye ruimtes van Suid-Afrika met vindingrykheid aangryp. Inderdaad was dit een van die troefkaarte van die organiseerders van die trekbeweging in hul propagering van die trekgedagte. Die gevaar vir die Trekkers het daarin gelê dat die Britse vloot en troepe die Trek-

178. Besonderhede hieroor is uitgewerk in Muller, „Die Kaapse Kerk en die Groot Trek: Twee Probleme" (ongepubliseerde lesing). Vgl. die Noord-Amerikaanse parallel soos bv. deur D. E. Leach in sy *The Northern Colonial Frontier 1607–1763*, New York ens., 1966, pp. 180 en 183, gestel. Kyk ook Hoofstuk I, p. 25.

179. G. S. Graham, *Great Britain in the Indian Ocean 1810–1850*, Oxford, 1967; G. S. Graham, *Tides of Empire*, Montreal en Londen, 1972, pp. 42 en 74; C. J. Bartlett, *Great Britain and Sea Power 1815–1853*, Oxford, 1963, pp. 116–122; Knaplund, *The British Empire*, p. 189.

kers se poorte na die buitewêreld kan sluit, waardeur die moeitevolle oorlandse migrasietog by sy eindpunt in groot mate verydel kon word.

Dié gevaar sou veral sterk deur die voorste trekkers, soos Louis Tregardt, Hans van Rensburg en Hendrik Potgieter en hul partye gevoel word, want hulle wou hulle heeltemal lostrek van hawens wat moontlik nog deur Brittanje beheer kon word. By hulle het die trekgedagte 'n radikale breuk met Britse invloed en kontrole geïmpliseer. Ten einde heeltemal uit die Britse invloedsfeer weg te trek, moes in betreklik onbekende streke groter risiko's getrotseer word. Ander trekgroepe weer, soos dié onder leiding van Gert Maritz, Piet Retief en Piet Uys het hulle na Port Natal gerig, nieteenstaande dit binnekant 'n Britse invloedsfeer kon lê.

# IX Ontvlamming Van Die Trekgedagte

„Inderdaad ontstaat in een revolutie byna steeds een kwaad geweten . . . , omdat men haar zag als een ongeoorloofde opstand tegen een door God gegeven orde en een door God gegeven lot . . . Het eigenaardige is dat b.v. de tyrannie welke vóór de revolutie zou hebben bestaan, vaak meer de beschuldiging is van de revolutionaire propaganda dan de weergawe van de werkelijkheid. Integendeel lijken de meeste van de zeven revoluties pas mogenlijk te zijn geweest toen juist het officiële gezag in een of andere crisis verkeerde en de macht reeds gedeeltelijk had moeten laten glippen."
I. Schöffer (samesteller *et al.*) *Zeven Revoluties*, Amsterdam, jaartal onvermeld, pp. 176 en 183.

„Ik moet u tot myn leedwesen melden dat ik reden heb om te geloven . . . dat er veele van onze Burghers die Regereng en Kerk hebben verlaaten om zich onder de Woeste Natien ter woon te begeven, door die Natien met vrouw en kinderen vermoord zyn geworden . . ."
Siviele Kommissaris van Graaff-Reinet se rondskrywe aan alle veldkornette in sy distrik, 23 September 1836, G.R. 16/55, in die Kaapse Staatsargief.

„Broer het is een Land soo vrugbaar als Nog Nooyt gevonden is."
B. J. Liebenberg aan N. van der Merwe, 27 November 1836, Acc. 434: Van der Merwe-versameling, Kaapse Staatsargief.

Teen 1835 het drie klein georganiseerde groepe grensboere hulle op die trekpad na die Noorde begewe met die vaste voorneme om nooit na die Kolonie terug te keer nie. Dié speerpunt van die Groot Trek het bestaan uit 'n paar honderd volgelinge van die 52-jarige vorige provisionele veldkornet, Louis Tregardt, die 56-jarige Johannes Jacobus Janse van Rensburg („Lang Hans") voorheen 'n Trekboer in die Transoranje, en die 43-jarige forse, onvermoeide veldkenner, Andries Hendrik Potgieter. Die getal weerbare manne tot hul beskikking was egter veel minder, moontlik nie eens 'n honderd nie.

Hul trekke was volledig toegeruste grensgemeenskappe-in-verhuising. As sodanig was hulle meer as blote verkenningskommissies. Omdat hulle ook die „Voorste Mense" was, moes hulle op trek verken, hetsy deur 'n kommissie wat honderde myle te perd vooruit gegaan het, hetsy deur padaanwysers wat slegs 'n klein entjie vorentoe bespied het, hetsy deur sommer self op trek hul pad te vind. Die drie Voortrekkerleiers het grensboere en hul gesinne aangevoer wat grotendeels uit die sentrale gedeelte van die Oosgrens gekom het, of een of ander tyd verbintenisse daar gehad het. Dit was naamlik die suidelike gedeelte van die enorme distrik Somerset en sy agterland. Op die Oosgrens het dit in 'n bergagtige landstreek langs die Winterberge en die Katrivier uitgepunt, wat soos reeds aangetoon is, herhaaldelik aan Xhosa-aanvalle

en die instroming van swart immigrante blootgestel was.[1] Deur die Katriviernedersetting vir Hottentotte en Gekleurdes (wat egter ook honderde swart nedersetters gehuisves het) kon onwettige immigrante dikwels ongesiens deur berg en vallei inkom en so onrus onder die grensboere aansienlik verhoog. Reeds sowat 'n dekade voor 1835 was kroongrond skaars in die Tarkagebied. Grensboere, waaronder latere bekende verkenners, sou dus minstens tien jaar voor die Groot Trek probeer om grond oorkant die noordoosgrens te bekom. Trouens, die Bantoegebied is as 'n veiligheidsklep en potensiële uitbreidingsgebied beskou. Dáár kon die owerheid miskien oorreed word om grond te annekseer, of kon grond van Bantoehoofde gehuur word.

Verder wes, maar nog in die sentrale oosgrensgebied, het die 38-jarige Gerhardus Marthinus Maritz en die 57-jarige eerw. Erasmus Smit toe op die strategiese grensdorp Graaff-Reinet gewoon. In dié distrik was die sowat 62-jarige Francois Retief, ouer broer van Piet Retief en vader van die latere skryfster Anna Steenkamp, gevestig. Sowat 30 myl noordoos van die dorp, in die aantreklike, waterryke streek Pretoriuskloof, het die byna 37-jarige Andries Wilhelmus Jacobus Pretorius en sy uitgebreide familie reeds lank gewoon. Hoewel die streek om die dorp Graaff-Reinet nie deur die Xhosas geplunder is nie, word die meeste van die gewone Oosgrensgriewe onder hierdie mense aangetref.

In die noorde van die distrik Albanie het Retief en sy stiefseuns, die Greylings, gewoon. Soos Johannes Hendrik („Hans Dons") de Lange en die Meyers (wat ook distriksgenote was), was hulle gedurende die vroeë dertigerjare baie bedrywig in die verkenning van die Suid-Afrikaanse binnelande. In besonder was Abraham, die oudste van die Greylingbroers, net soos die meer beroemde Hans de Lange, 'n baasverkenner wat oor die aard en bewoning van die landstreek tot by die Vaalrivier kon meepraat. As kommandant was die gesiene, gewilde 54-jarige Piet Retief 'n sleutelpersoon op hierdie sentrale en aangrensende gedeeltes van die Oosgrens.[2]

'n Konsentrasie van die vroegste voorstanders van die trekbeweging was dan in die sentrale seksie van die Oosgrens gevestig. Aangesien hul families reeds lank daar gewoon het, is dit vanselfsprekend dat baie lede van die pioniertrekke aan mekaar verwant was. Daar was heel ingewikkelde familiebande tussen die Van Rensburgs en die Potgieters; en bes moontlik ook tussen lede van hul geselskappe, en tewens moontlik ook tussen laasgenoemdes en lede van die Tregardt-geselskap. Daarby word later stilgestaan.

Uit die geledere, familie, vriende of bure van hierdie groepies grensboere wat die vroegste aanhangers van die trekgedagte geword het, dit aktief begin propageer het en self as speerpunte van die hele Groot Trekbeweging na die Verre Noorde agter die Portugese hawens koers begin inslaan het, het heel-

1. Vgl. Hoofstukke III, V en VI, en Plaat 13 en Kaart van 1836.
2. Kyk Thom, *G.M.*; Muller, „Pretoriuskloof" in *Historia*, XVI, 2, Junie 1971, pp. 112–114; P. J. Retief, *Die Retief-Familie in Suid-Afrika*, Pretoria, 1971, pp. 99–102.

wat van die betekenisvolste verkenners van die binnelande gekom. Naas die Greylings, die Meyers en Hans de Lange was daar die vroeë verkenners, die Bronkhorsts, met wie ons ook reeds tevore kennis gemaak het.[3] Hoewel laasgenoemdes eintlik in die distrik Beaufort-Wes op die Noordgrens aangetref word, het hulle tog skakels met die sentrale gedeelte van die Oosgrens gehad. Nie alleen was hulle verwant aan Oosgrensboere aldaar nie, maar hulle moes ook daar besoek afgelê het om met die talle vroeë verkenners die trekgedagte te bespreek. Daar was tewens heelwat aktiwiteite op dié sentrale gedeelte van die Oosgrens. Soveel onverskrokke verkenners het vandaar noordwaarts (of noordooswaarts waar hulle die koloniale grens maklik ongemerk kon oorsteek) afgereis om te midde van die gevare wat die *Difaqane* meegebring het, met die Suid-Afrikaanse binnelande nader kennis te maak en om in die verkenningsproses die trekgedagte vorm te laat aanneem. Ons vind ook daar die uitlewing van die oerdrang om te jag met sy newegaande handelsmotief. Waar ivoor nie van die olifante self verkry kon word nie, kon dit van inboorlinge geruil word.

In die vroeë dertigerjare moet die trekgedagte in al sy konsekwensies langs noordelike Albanie, suidelike Somerset en weswaarts na Graaff-Reinet in plaashuise en in die voorkamers van enkele dorpswonings intensief op Somerset(-Oos), Cradock en Graaff-Reinet bespreek gewees het. Dit is ook gedoen in die noorde, by Nagmaalsgeleenthede op Colesberg, waar honderde Trekboere uit die Transoranje heelwat oor die toestand en vooruitsigte onmiddellik noord van die Grootrivier tot die bespreking kon bygedra het.[4] Die eintlike landstreek wat aandag geniet het, was egter nie die relatiewe droë gebied in die suidelike Transoranje nie, maar die noordelike gedeelte, veral dié net suid van die Vaalrivier, en ook oorkant die Vaal, en op langs sy oorspronge wat na die hoogste berge in Suidelike Afrika gevoer het in die rigting waar toegange tot die ooskushawens reeds gevind is. Dáár waar die belangrike hoofde Moshesh en Sikonjela op gefortifiseerde bergkruine gewoon het. Albei was reeds in noue kontak met sendelinge; vinnig besig om elemente van die Westerse beskawing te aanvaar. Waar die geniale Moshesh die meeste aanpasbaarheid getoon het, was Sikonjela se seun besig om te leer om die *lingua Franca* (Hollands) te skryf: kanale het dus reeds oopgegaan vir Afrikanerverkenners om te skakel met hierdie verskanste hoofde wat albei, nadat hulle die *Difaqane* oorleef het, besig was om nuwe state op te bou. Hulle sou inderdaad strategiese posisies beklee aan die oostekant van die trekroetes deur die Transoranje. Boerejagters het reeds met Moshesh kontak gemaak. Aan die westekant van die roete is ook met Hollandssprekende Griekwa- en Koranna-kapteins geskakel. Terwyl dié kapteins nie die jagtogte en grondsug van die Afrikanerboere daar verwelkom het nie, het hulle tog gehoop om wapens,

3. Vgl. *S.A.B.W.*, I, pp. 664 en 871–872 en verder Hoofstuk VII hierbo.
4. P. J. van der Merwe, *Noordwaartse Beweging*, Hoofstuk XII; Thom, *G.M.*, Hoofstuk VII.

ammunisie en drank van hulle te verkry. Baie volgelinge van die kapteins het egter grond verhuur en verkoop om gesogte artikels uit die Kaapkolonie te bekom. Daar was onderlinge wrywing, maar ook gemeenskaplike optrede teen die Matebele.[5]

'n Persoonlike ontmoeting met Moselikatse of met Dingane het egter nog nie plaasgevind nie. Daar is geen aanduiding dat Afrikanerboere vóór die Groot Trek vanuit die oostelike Transoranje deur die Drakensbergpasse Natal bereik het nie.[6] Of die gevare van rowende en morende Matebele- en Zoeloe-impies (wat snel oor honderde myle te voet beweeg het) ten volle besef is, is sterk te betwyfel. Wat die Matebele betref, was die gevaarsone die latere noordwestelike en noordelike Vrystaat, asook die latere Suid- en Wes-Transvaal. Uit die gebeure daar in 1836 skyn dit asof Afrikanerjagters, Trekboere en Voortrekkers glad nie die risiko besef het wat die etlike duisende onverskrokke, uitnemend-gedissiplineerde Matebelekrygers vir verspreide groepies pioniers ingehou het nie. Dat Dingane daarby nog veel sterker Zoeloe-impies oor die Drakensbergpasse dwarsoor die Hoëveld sou stuur om Moselikatse in die verre weste aan te val, en in hul pad Blanke pioniersgroepe sou kon beroof en dood, is vermoedelik ook nie besef nie. Op die oop vlaktes van die Hoëveld sou klein geïsoleerde groepies met vroue, kinders, en duisende beeste, skape en perde, en met groot voorrade voedsel en interessante Europese ware, betreklik weerlose slagoffers vir dié impies wees.

Tot diep in die Transoranje na die Vaalrivier is heelwat verken. Verder Noord is egter skynbaar nie genoeg inligting ingewin om die risiko-element daar behoorlik te begryp en voldoende met die trekgedagte in berekening te bring nie. Die *Difaqane* en sy nadraai was so vloeibaar dat daar in 1835 in elk geval uiters moeilik 'n skatting van die stand van sake ten opsigte van die Groot Trek gemaak sou kon word. Pioniers van enige nuwe onderneming is gewoonlik aan groter risiko's blootgestel as hul opvolgers, wat uit hul skade en skande kan leer.

Dit was juis kenmerkend van die „Voorste Mense" dat hulle die Hoë Noorde wou bereik om vandaar buitekant die Britse invloedsfeer die Portugese hawens te benut. Van daar wou hulle met die buitewêreld, moontlik Nederland, handel drywe en ander kontakte aanknoop.[7] Omdat daardie dele van die binnelande swak verken was, het hulle noodwendig 'n groter risiko geloop om deur mens, dier of tropiese siekte hul vee te verloor, hul gedaan te trek, te

5. *Notule van die Volksraad van die Oranje-Vrystaat*, III, 1858 (Joubert [red.]), Kaapstad, 1960, pp. 345 en 349–350; J. J. Oberholster, *Die Suidoos-Vrystaat: 'n historiese oorsig* (ongep. handskrif).

6. Dit is my eie indruk na jarelange navorsing in alle beskikbare bronne, bevestig deur 'n briefwisseling gedurende die sestigerjare met proff. P. J. van der Merwe en P. R. Kirby. Soos in Hoofstuk VIII geblyk het, is dit my oortuiging dat nóg Piet Uys nóg enige van sy verkenningsgeselskap Dingane in 1835 besoek het.

7. Heel aan die begin van die Voortrek is sy presiese doelstellings egter moeilik te bepaal. Vgl. D. W. Krüger, *Die Weg na die See*, p. 53 vlg.

verarm, of te sterf. Hoewel heelwat berigte van geheimsinnige siektes in dié binnelande die Afrikanerboere op die sentrale front sekerlik moet bereik het, het hulle nie oor voldoende kennis beskik om hierdie implikasies t.o.v. hul onderneming akkuraat te vertolk nie. Dit is immers te betwyfel of die destydse wetenskaplike kennis beskikbaar aangaande malaria, geelkoors, slaapsiekte en bilharzia – om nie die veesiektes wat daar geheers het te meld nie – enigsins voldoende was om die gevare wat die pioniertrekkers ingewag het, ten volle te besef.[8] Afgesonderde grensboere wat nou op trek gestaan het, kon hulle nie veel van die eintlike gevare wat dit vir hulle en hul vee ingehou het, voorstel nie. Hulle was slegs vertroud met die buitengewoon gesonde landstreke deur hulle bewoon en dié deur hul voorgeslagte betrek as grensboere op die trekpad; dan ook die aantreklike streke oorkant die koloniale grense waar hulle begerig was om hulle te vestig; en vervolgens met die meer afgeleë streke waaroor hul verkenners reeds 'n sekere mate van kennis ingewin het.

Dat 'n baie ongesonde streek vir bewoning in die nie te verre noorde en veral op die noordoostelike kusvlakte agter en by die Portugese hawens vir hulle voorgelê het, is met sy volle implikasies glad nie begryp nie. Waar hulle as Trekkers onder beter omstandighede wou boer, sou die teenwoordigheid van die tsetsevlieg wat hul beestestapel sou kon uitwis, 'n sterk oorweging teen trek na dié gebied uitmaak. Dit is ook te betwyfel of daar voldoende onderskei kon word tussen die gesonde en ongesonde Laeveldse seisoene. In hul ervaringsveld was dié verskynsel nie so bekend nie.

Dit is dan die omstandighede waaronder die eerste drie groepies Voortrekkers uit die sentrale gedeelte van die Kaapse Oosgrens hul wawiele aan die rol gesit het terwyl hul oë op die Hoë Noorde agter die Portugese hawens gevestig was. Die risiko-element in die trekgedagte – soos hulle dit gesien het – is totaal verdring deur die dwingende dryfveer om hulle van die Britse owerheid vry te trek. Hoe ver dit hulle noordwaarts sou voer, het nie soseer saak gemaak nie. Tregardt wil nie eens wag vir die aansienlike bedrag wat hom toekom met die vrystelling van sy tien slawe nie; hy verloor al sy slawe en sy behoeftige erfgename al hul vergoeding.[9] Vir Van Rensburg wat reeds

8. Daar kan nog heelwat navorsing oor gedoen word. Oor die tsetsevlieg kyk (benewens die reeds vermelde Krüger, *Die Weg na die See*, pp. 219–221; Punt, *Louis Trichardt se Laaste Skof*, pp. 33, 35, 148 en kaart; en *O.H.S.A.*, I, pp. 101 vlg., 132, 138, 149 en 434); B. H. Dicke, „The Tsetse Fly's Influence on South African History" (in *S.A.J. of Science*, deel 29, 1932, pp. 792–796); C. Fuller, *Louis Trigardt's Trek*, Index, p. 172 en T. A. M. Nash, *Africa's Bane: the Tsetse Fly*, Londen, 1969, p. 44 vlg.

9. Die finale beslissing oor die vergoeding vir Tregardt se slawe is eers in 1844 in Engeland geneem, toe besluit is dat die tien slawe wat teen sowat £900 gewaardeer is en waarvan £379-6s uitbetaal sou kon word, nie kwalifiseer vir vergoeding nie. Eis no. 6615 deur B. Norden, die eksekuteur, namens die erfgename voorgelê, was die heel laaste uit die Kaapkolonie ontvang. Redes aangegee vir die verwerping van die

geruime tyd noord van die Oranje gewoon het, moes dit nie te moeilik gewees het om sy rug op die Kolonie te keer nie. Ongetwyfeld sou hy vanuit sy strategiese posisie digteby die sendingstasie *Beersheba* jagtogte hoër op in die Transoranje onderneem het om ivoor, horings en velle te verkry. Dit sou verbasend gewees het indien Van Rensburg nie dele van die oostelike Transoranje reeds verken het op sy jagtogte wat gepaard kon gegaan het met handelsbetrekkinge met inboorlinge, minstens tot naby die bolope van die Caledonrivier en sy takriviere in die rigting van die Drakensberge; en moontlik nog verder na die noordooste nie. Die aanloklike gebied na die verre noordooste het eerw. J. Archbell reeds in 1829 deurreis tot by die Drakensbergpasse.[10] Van Rensburg se oormatige selfvertroue later op sy Trek gedurende voortgesette jag- en handelsbedrywighede na die noordooste, kan moontlik gedeeltelik toegeskryf word aan sy vroeëre ervaring in die veiliger oostelike Transoranje. Die groter risiko kon hy nie peil nie. Met uitgeputte ammunisie en verswakte mens en dier, lei hy sy groepie Trekkers op hul noodlottige tog die ongesonde, steeds *Difaqane*-geteisterde, Laeveld in.[11]

Uit Hendrik Potgieter se latere optrede kan ons aflei dat hy so sterk afkerig was van die Britse gesag dat hy heeltemal daarvan, selfs van die potensiële Britse gebied om Port Natal, verwyder wou wees. Hy was die leier van die eerste groot trekgeselskap wat nog tydens die krygsoperasies van die Sesde Oosgrensoorlog sy voorbereidsels getref het. Moontlik het hy net gewag dat die dringendste Xhosagevaar verby was (wat in die Tarka nie so dreigend gebly het nie) en krygswet opgehef was, voordat hy openlik begin beweeg het. Potgieter het vroeg getrek en ver gemik.[12]

eis is dat Tregardt sy slawe uit die Kolonie geneem het en dat hulle daarna deur 'n gewapende mag teruggebring moes word; dat vergoeding skynbaar eers in 1844 geëis is (toe die slawe ook eers gewaardeer is); en dat teen daardie tyd geen fondse meer beskikbaar was waaruit kompensasie betaal kon word nie. Kyk T.71/1293: Slave Compensation Records, Counter claims, Cape Colony, no. 6615, Estate of Louis Tregardt; T.71/1591: Commissioners of Compensation, Treasury Correspondence, vol. 2, pp. 184–185; T.71/914: Compensation, Registers of claims, Cape Colony, no. 6615 (almal P.R.O.). Vgl. ook prof. H. B. Thom se studie, Hoofstuk III, „Die Einde van die Trigardtdrama" in *Die Geloftekerk*, pp. 59 vlg., waar die slawekompensasiegeld, veral aan die hand van Tregardt se boedelstukke in die Natalse Argief te Pietermaritzburg, behandel word.

10. Kyk die kontemporêre kaart deur J. Arrowsmith (1834) asook die kaart uitgegee deur die *Society for the Diffusion of Useful Knowledge*, Londen, 1834.
11. Die uitvoerigste gevolgtrekkings oor die uiteinde van die Van Rensburgtrek is deur Punt in „Waar die Van Rensburgtrek in 1836 vermoor is" gepubliseer in *Koedoe*, no. 3, 1960, pp. 206–237; terwyl onlangse navorsing oor die naturelle in die streek waar die moord plaasgevind het deur G. J. Liesegang in sy *Beitrage zur geschichte des Reiches der Gaza Nguni* in 1967 die lig laat sien het en verder in „The Death of Jan van Rensburg in the context of Gaza Nguni-Afrikaner relations" in *Kleio*, IV, no. 1, Junie 1972, pp. 41–45. Die enigste kort sintese oor Van Rensburg se loopbaan is in die *S.A.B.W.*, I, pp. 871–873.

Terwyl die sentrale deel van die Oosgrens op die grens gelê het van die streek wat deur die Sesde Oosgrensoorlog ernstig beroer is (en waar sommige Trekkerleiers se plase en ander besittings glad nie deur die krygsoperasies aangetas is nie) is die suidelike flank van die Oosgrens lank ontwrig deur die volle aanslag van die Xhosa-inval. Gevolglik kon die eerste draers van die trekgedagte op die sentrale deel van die Oosgrens reeds vroeër tot die trekdaad oorgaan as dié op die suidelike deel. Deur die onrus op die Oosgrens is hulle aangespoor tot die trekdaad en deur die betreklike rus spoedig na die Oorlog kon hulle eerste die trekdaad uitvoer.

Die Afrikanerboere op die uiterste suidelike flank van die Oosgrens het in sekere opsigte in 'n unieke posisie verkeer. Hulle het hoofsaaklik as beesboere op die kusvlakte in die uitgestrekte distrik Uitenhage, en in 'n mindere mate in die Setlaarsdistrik Albanie, net noord van die oostelike uitloper van Uitenhage, die wyk Onder-Boesmansrivier, gewoon. Lank reeds was hulle onder groot druk. Geslagte lank was hulle tussen die Indiese Oseaan en die eerste bergreeks vasgedruk. Ooswaarts het die volle konsentrasie van die weswaartsdrukkende Xhosa hul verdere uitbreiding teengehou; noordwaarts op die Oosgrens het die digbevolkte Albanie waar die Setlaars nouliks op die platteland 'n bestaan kon maak, en waar geen slawe aangehou mog word nie, uitbreiding afgesny. Inval ná inval deur die getalryker Xhosas het 'n tradisie van plaas-, huis- en veeverdediging selfs ver na die weste geskep.[13] Teen 1834–1835 was inwoners van die distrik Uitenhage se oostelike kuswyke soos die Onder-Boesmansrivier (wat Olifantshoek ingesluit het), Coega en Gamtoosrivier, en selfs die westelike Tsitsikamma reeds voorstanders van die trekgedagte. Inderdaad getuig siviele kommissaris Donald Campbell in Grahamstad dat die oorgrote meerderheid van die ondertekenaars van 'n skrifstuk (ongeveer 1831) wat 'n vroeë trekbeslissing sou ingehou het, uit die geledere van die Uitenhaagse boere gekom het. Toe die belangrike Uys-kommissie in September 1834 deur Kafferland na Natal op sy ses maande lange verkenningstog vertrek, was die aanvoerder en sowat driekwart van sy volgelinge uit bovermelde kuswyke van die distrik Uitenhage afkomstig. Dit was natuurlik dat hierdie beesboere van die koloniale kusvlakte in die besonder belowende kusvlakte om Port Natal sou belang stel. Dáár sou hulle die aard van hul boerdery nie veel hoef te wysig nie: onder gunstiger omstandighede sou hulle hopelik hul beesboerdery op die Natalse kusvlakte kon voortsit. As skaapboer sou Hendrik Potgieter hom weer veel moeiliker by die subtropiese klimaat van die Natalse kusvlakte kon aanpas: *hy* sou sy boerdery ingrypend moes versoen met die vreemde toestande.

Terwyl daar heelwat vroeë draers van die trekgedagte op die suidflank van

12. *S.A.B.W.*, I, pp. 664–671; Van der Merwe, *Nog verder Noord;* Potgieter en Theunissen, *H. Potgieter.*
13. Muller, „Veertig jaar uit die lewe van die Voortrekkerleier Karel Landman". Vgl. ook Hoofstukke V en VI.

die Kaapse Oosgrens aangetref word, het die totale ontwrigting wat die krygsoperasies van die Sesde Oosgrensoorlog daar veroorsaak het, hulle aanvanklik gestrem. Behalwe dat hulle huis en haard moes verdedig en ook onder krygswet op kommando Kafferland ingestuur is, moes hulle wag om vir skade deur krygsverrigtinge (benewens slawevrystelling) vergoed te word, en so die middele te verkry om tot trek oor te gaan. Daarvoor moes lank gewag word. Gevolglik kon die klein pionierstrekke op die sentrale deel van die Oosgrens nie spoedig reken op die uiters noodsaaklike versterkings uit die geledere van die talle suidelike draers van die trekgedagte nie. Sover bekend het die eerste drie trekgeselskappe geen Uitenhagers in hul geledere getel nie. Eers teen die middel van 1836 het Gert Maritz sy Graaff-Reinetse trek begin voorberei om sy ouer broer Johannes Stephanus, Evert Frederik Potgieter, Gert Rudolph, Gert Scheepers en ander Uitenhaagse Voortrekkers in hul geledere te ontvang; of moontlik het hierdie of ander Uitenhaagse groepies sommer êrens op die lang trekpad na die Noorde by 'n groter konsentrasie Graaff-Reinetters aangesluit.[14] In die waspore van die eerste Uitenhagers sou gereeld verdere versterkings noordwaarts beweeg. Die kardinale probleem was egter dat die speerpunte van die Groot Trek nie op onmiddellike ondersteuning uit die belangrike suidflank kon reken nie. Weens Xhosa-teenkanting kon uit die suidflank weer nie maklik langs die handelspad deur Kafferland na Natal getrek word nie; en die trekpad na Natal deur die Transoranje was een van die langste trekpaaie in die Kolonie. Tensy dié Trekkers spoedig noordooswaarts die Oosgrens kon oorsteek, sou langs dié pad gedurig onder die oë van Britse troepe en polisie getrek moes word. Heelwat distriksgrense moes so onwettiglik oorgesteek word en die risiko was groter as by die meer noordwaartse grensbewoners dat hul voorrade wapens en ammunisie gekonfiskeer kon word.

Uit die westelike distrikte sou die „Voorste Mense" nog minder versterkings kon verwag. Terwyl daar aanduidings is dat die trekgedagte vroeg reeds in die distrikte Beaufort-Wes, George, Swellendam en nog verder wes bespreek is, en oorlogsonrus nie daar die trekdaad sou vertraag het nie, gaan daar tog nie 'n oorredende dryfkrag van die trekgedagte uit nie. Volgehoue onrus was daar nie in dieselfde mate as in die oostelike distrikte nie. Behalwe in dele van Beaufort-Wes, Worcester en Clanwilliam het daar ook nie so 'n mobiele lewenswyse geheers wat inwoners van dié distrikte maklik in Voortrekkers sou omskep nie. Die geweldige lang trekpad sou verdere probleme na vore bring. Weliswaar was daar baie gerugte van mense wat gereed sou gemaak het om te trek, maar eintlik is daar net in die distrik Swellendam 'n definitiewe aanduiding dat Afrikanerboere in 1836 reeds besliste draers

14. Thom, *G.M.*, Hoofstuk 8. Kyk ook die Oosgrenskaart agterin J. P. Pretorius se *The British Humanitarians and the Cape Eastern Frontier, 1834–1836* (ongep. Ph.D.-proefskrif, U.W., 1970).

van die trekgedagte was.[15] Tussen die oostelike en westelike distrikte was daar heelwat skakels: die Oosgrensdistrikte met sy inwoners was geen afgeslote streek nie. Inligting is gereeld per mond, per brief en deur middel van koerante en tydskrifte uitgeruil.

Teen die uitgang van 1835 toe Potgieter se wawiele in opvolging van Tregardt en Van Rensburg begin rol, was daar geen waarborg dat, benewens Gert Maritz se geselskap (ook uit die sentrale deel van die Oosgrens) daar reeds veel ander Trekkergroepe gereed gemaak het om die „Voorste Mense" te versterk nie. Natuurlik het dit laasgenoemdes vrygestaan om uit die geledere van die Trekboere in die suidelike Transoranje trekgenote te werf. Om van daar te trek sou die trekpad aansienlik verkort, maar voldoende voorrade vir hul lang reis moes nog op die grensdorpe aangekoop word. Buitendien was die Trekboere suidwaarts ingestel; waar hulle steeds skakels met wêreldlike en kerklike owerhede gaan soek het. Slegs enkeles van hulle, soos die familie van die seun Paul Kruger en 'n klompie ander Trekboere, was op hierdie stadium bereid om die revolusionêre element in die trekgedagte te aanvaar en in vaste geloof hul oë op 'n nuwe onafhanklike Trekkerstaat in die Hoë Noorde te vestig.[16]

Laat ons nou aandag gee aan 'n belangrike stap in Louis Tregardt se lewe. Op 5 Februarie 1834 het veldkornet P. R. Erasmus 'n netjiese briefie onderteken, vermoedelik op die dorp Somerset(-Oos). Kort daarna ontvang siviele kommissaris Duncan Campbell dit in Grahamstad. Dit het uit net twee sinne bestaan:

„Ik heb de Eer UWE: te berigten dat den Prov. Veldct: Louis Tregardt myn Veldcornetschap heeft verlaaten en dat ik in Plaats van hem als Prov. Veldcornet voor die afdeeling heb benoemd Hermanus Stephanus Lombard.

Verhopende dat UE: dit zult goedkeuren heb ik de Eer te zyn
UWE dw [Uweledele dienswillige] Dienaar,
P. R. Erasmus
VeldCornet"[17]

Die Voortrekkerpionier uit die distrik Somerset het dus nie lank tevore nie sy regeringspos as provisionele veldkornet van die distrik prysgegee. Gedurende die eerste weke van 1834 vermoed ons dat Tregardt van sy koloniale woonplek weggetrek het en met sy seun Karel in Kafferland by 'n groep van

15. Dreyer (red.), *Die Kaapse Kerk en die Groot Trek*, ds. W. Robertson aan J. Fairbairn, Swellendam, 13 Maart 1836, pp. 6–8.

16. Vir die posvatting van die trekgedagte onder die Trekboere in die Transoranje vgl. Van Schoor, *Die Nasionale en Politieke Bewuswording van die Afrikaner in Migrasie* (in Arg.-jrb., 26ste jg., II, 1963, p. 76 vlg.).

17. Ay. 8/85: Somerset, 5 Februarie 1834, aan Campbell, ongenommer, bladsye ongenommer. Vermoedelik het Erasmus nie self die briefie geskryf nie. Vgl. sy handtekening en die woord „VeldCornet" daaronder, asook Franken, *P.R.*, p. 508, noot 17, waar hy die skryftaal en handskrif van Erasmus as onbeholpe en swak beskryf.

sowat 30 ander grensboere aangesluit het. Dat dit die begin van die Tregardt-trek was – wat ook beskou kan word as die begin van die hele Groot Trek – blyk uit 'n ontleding van die Tregardts se grondtransaksies in 1833. Die 21-jarige Karel Tregardt het op 29 Mei sy plaas *Klipplaat* van 1 554 morg in die veldkornetskap Oos-Rietrivier, distrik Somerset, vir £45 aan sy vader verkoop. Op 19 Desember van dieselfde jaar verkoop Louis Tregardt weer vir *Klipplaat* met sy aangrensende *Elizabeth* (albei erfpagplase, tesame groot 2 679 morge) vir £225 aan F. H. C. van der Vyver. Vyftien dae voor veldkornet P. R. Erasmus se aangehaalde briefie, verleen Louis en sy seun voor sewe getuies volmag aan 'n familielid, Christiaan van Aardt, om al bovermelde transaksies namens hulle af te handel wanneer hulle weg is. Ook word aan Van Aardt volmag gegee om Louis se derde plaas, *De Plathuis*, te verkoop.[18] So is vroeg in 1834 die wortels van die Tregardts finaal opgetrek uit die grensgebied waar hulle en hul voorouers 'n belangrike rol in die laat agtiende eeu gespeel het.

Die Tregardt-familie is een van die kleurrykste families in ons geskiedenis. Oor twee eeue het die Tregardts as grensboerleiers, burgeroffisiere en verkenners hul onderskei op die voorposte van die Blanke beskawing in Suidelike Afrika. As leier van die „Voorste Mense" van die Groot Trek wat sy groepie pioniers met ossewaens en volle huishouding deur die *Difaqane*-geteisterde Suidoostelike Afrika na Delagoabaai deur ongebaande weë aangevoer het, was Louis Tregardt sekerlik die beroemdste lid van die hele familie.[19]

Louis Tregardt was die kleinseun van 'n Sweed, Carolus Gustav Tregard, wat voor die helfte van die agtiende eeu in Kompanjiesdiens na die Kaapkolonie gekom het en in September 1767 as vryburger oorlede is. Albei seuns van die stamvader van die Tregardt-familie, Carolus Johannes (Louis Tregardt se vader) en sy ouer broer, Jacobus Gustav, het hulle aktief laat geld in die verafgeleë Xhosa- en Boesmangrenssones waar die grensdorp Graaff-Reinet na sterk aandrang uiteindelik in 1786 aangelê is.[20] Albei is gedurende die onrustige jare vanaf die Derde Oosgrensoorlog van 1793 as verteenwoor-

18. Transfers and Mortgages, 1–11 Oktober 1839, nos. 99 en 100, T. 1233 en T. 1234 (Kaapse Kantoor van Aktes). Vgl. ook Thom, *Die Geloftekerk*, p. 64. Volgens die boedelstukke van Tregardt, deur prof. Thom in die Natalse Staatsargief gevind, het die Voortrekker nie grond in die Kaapkolonie nagelaat nie (*Die Geloftekerk*, pp. 59–76). In die Kaapse Staatsargief berus 'n sterfkennis van Tregardt en 'n nota deur P. Norden „Executor Dative" van Tregardt se boedel in die Kaapkolonie, Februarie 1844, onder „10. Property left: 'A Farm sold to Barend Bower (Bouwer) (not paid for, nor transferred).'" Kyk M.O.O.C. 6/9/32: no. 7135, 12 Feb. 1844.

19. S.S. 4063: Karel Tregardt se herinneringe soos deur G. A. Odé ongeveer in 1894 aangeteken, p. 32; Preller-versameling, no. 14, luit.-kol. S. P. E. Trichardt (albei T.S.A.); Preller, *Historiese Opstelle*, pp. 7–82; *S.A.B.W.*, I, pp. 835–840.

20. Die stamvader word in M.O.O.C. 6/1: Doodregister 1758–1797, op p. 51 (19 September 1767) as Carel Gustavus Triegard opgegee. Vgl. verder K. G. Trägårdh, „Alex-

digers van die Oosgrensboere wat nou onder swaar druk geplaas is, aangewys. Dikwels moes hulle in verskillende hoedanighede die standpunt van die grensboere kragtig stel. By uitstek was dit die vader van Louis Tregardt wat sterk na vore tree: wanneer hy nie saamstem met die hantering van talle moeilike grensprobleme deur sentrale of plaaslike owerhede nie, het hy gewoonlik die vrymoedigheid om – soms op aggressiewe wyse, soos uit dokumente blyk – die besondere standpunt wat hy ingeneem het in die openbaar te verdedig.[21]

Gebore op 10 Augustus 1783 as Carolus se tweede seun, en eers gedoop na die dood van sy moeder in 1784, was Louis met die spanninge wat in die distrik Graaff-Reinet gevolg het op die Britse verowering van die Kolonie in 1795 twaalf jaar oud, om met die Van Jaarsveld-rebellie, vier jaar later, reeds die jare van selfstandigheid van die destydse grensburger te bereik. Eers in 1810 trou hy. Daarom sou mens verwag dat hy vroeg reeds sy vader se regterhand was, veral wat die boerderyroetine betref, asook by die verdediging van lewe en besittings, tydens die uiters moeilike jare wat op die mislukte rebellies van 1799 en 1801 vir die Oosgrensboere aangebreek het. In dié harde oefenskool het die jong man vroeg ryp geword in die kennis van die Bantoe, in die hantering van die geweer, die perd en die ossewa, en in die kuns om in tye van groot onrus op stoflike gebied kop bo water te hou. As intelligente jong man kon hy heelwat leer uit sy waarnemings: hoe sowel sy vader as sy ouere oom, met fyn mensekennis herhaalde kere leiereienskappe onder die individualistiese, dikwels hardkoppige, grensboere prakties gedemonstreer het. Op die ontvanklikste jare van sy lewe het die half-selfstandige jongman wat tog in 'n groot patriargale familiegroep ingeskakel was, waargeneem hoe sy vader en oom se realistiese, berekende oordeel en optrede telkens redelik bevredigende resultate onder uiters moeilike omstandighede oplewer. In alle mislukte rebellies teen die Britse owerheid sedert 1799 is albei skynbaar passief of afsydig.

Die jong Louis Tregardt ontwikkel 'n belangstelling nie slegs in die klein wêreld van die grensboer om hom nie, maar ook in die wyere wêreld na buite. Hoewel die kleinseun van 'n Sweed, het hy vir 'n grensboer 'n goeie kennis van Nederlands en gee tewens blyke dat hy die Afrikaans soos reeds op die Kaapse platteland gepraat, vlot en lewendig kan hanteer.[22] Met weinig, indien

ander Traegaard Dansk-Tysk Guld- och Silversmed på 1600-Tallet" (in *Saertryk af Personal Historisk Tidsskrift*, nr. 3, 1967–1968, pp. 85–99); Pama-De Villiers, III, pp. 994–995; *S.A.B.W.*, I, p. 837.

21. V.C. 68: Brieven en Bijlagen van den Commissaris A. J. Sluysken, 3de en 4de deel, pp. 139–146. In 1787 tref ons die vader van Louis Tregardt reeds aan as veldwagmeester te „Bruijns Hoogten" (vgl. G.R. 12/1: C. J. Tregardt aan Drotz. 21 Mei 1787, afgedruk in Plaat 11).

22. „Lowies" se doop op 10 April 1785 is genoteer in die Doopregister van die Gemeente Paarl, G3 3/3, 1775–1785, p. 152. Die huwelik van „Lodevicus Tregart" met Martha Elisabeth Bouwer is aangeteken op 4 November 1810 in die Huweliksregister

enige, formele onderwys, ontwikkel hy in 'n grensboer wat benewens sy Bybel, ook ander boeke lees. Op sy laaste epiese tog na Delagoabaai neem hy ook van sy boeke saam,[23] en Piet Retief kan in 1832 van hom getuig dat hy „ken ook de Coeranten de Burgers gou verstaanbaar maake".[24] Met sy natuurlike gawes van intellek en gesonde oordeel, kan hy, soos sy vader en oom, op dieselfde Oosgrens 'n leier van grensboere word. Ordonnansies en proklamasies in regeringskoerante kan hy snel begryp en hul implikasies uitlê aan die ander grensboere in die wyk waarin hy byna tien jaar provisionele veldkornet was.[25] Geskille kan hy goed besleg: Retief beskryf hom as onpartydig.[26] Uit sy insiggewende dagboek en sy seun Karel se herinneringe blyk sy gawes as vredemaker en sy insig in die aard en hantering van menslike swakhede.[27] Hy besef die gevare wat interne onenigheid vir geïsoleerde groepies grensboere inhou.

Indien Louis Tregardt tydgenootlike tydskrifte sou gelees het, kon hy in sekere nommers van *Het Nederduitsch Zuid-Afrikaansch Tydschrift* sedert 1824 heelwat aardrykskundige, historiese en volkekundige inligting oor Suidelike Afrika gevind het. Oor Delagoabaai word daar bv. 'n paar keer uitvoerige berigte geplaas.[28] Indien die Hollandse afdelings in *De Zuid-Afrikaan* en *The*

Gr. R. 6 6/2, 1806–1839, p. 18 (albei K.K.A.). Laasgenoemde word bevestig deur G.R. 6/1: Huweliksboek 1806–1829, 4 November 1810 (K.A.). Vgl. sy *Dagboek* deur T. H. le Roux uitgegee, Pretoria, 1964, p. xiii; J. Smuts, „Die Woordeskat van 'n Voortrekker" (in *Tydskrif vir Wetenskap en Kuns*, XIX, 1959, pp. 213–217); S. F. du Plessis-Muller, „Die Woordeskat van die Dagboek van Louis Trichardt" (in *Tydskrif vir W. en K.*, XVII, 1938–1939, pp. 31–39 en 56–59).

23. Thom, *Die Geloftekerk*, p. 65.
24. Ay. 8/83: Retief aan Campbell, 31 Januarie 1832.
25. Somerset-Oos 10/1: W. M. MacKay aan Louis Tregardt, 13 Junie 1825 en Ay. 8/85: veldkornet P. R. Erasmus aan D. Campbell, 5 Feb. 1834, ongenommer en bladsye ongenommer. Vir 'n voorbeeld van 'n amptelike brief deur L. Tregardt as provisionele veldkornet opgestel, vgl. dié gerig aan landdros W. M. MacKay van Somerset, „Oost Riet Revier", 12 April 1827, afgedruk in Bylae 2, no. VI.
26. Ay. 8/83: Retief aan Campbell, 31 Januarie 1832.
27. Vgl. o.a. die *Dagboek* (Preller-uitgawe, 1938), p. lxxv en *Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, p. 29.
28. In deel I, no. 1, Maart–April 1824 van die *Tijdschrift* verskyn 'n „Beschryving van de Baai Delagoa en de daaraan grenzende Staten" (pp. 56–68). „Het groot belang door velen gehecht aan al hetgeen strekt, om met den inwendigen staat, en meer byzonder met de oostkust van dit werelddeel, bekend te worden" – verduidelik die redakteur – noop hom om uittreksels te maak uit 'n brief van eerw. Threlfall aan 'n vriend in Kaapstad geskryf. 'n Ander Wesleyaanse sendeling, die bekende eerw. Archbell, het toestemming tot publikasie verleen. In Threlfall se brief, Delagoabaai, 31 Augustus 1823, word verwikkelinge beskryf wat kort tevore daar plaasgevind het. In die *Tijdschrift*, deel II, no. V, Sept.–Okt. 1825, pp. 342–350 en deel II, no. VI, Nov.–Des. 1825, pp. 427–435 word die beskrywing in besonderhede voortgesit. Op p. 435 word Britse anneksasie en die vestiging van 'n volksplanting daar bepleit. Van belang vir Tregardt se latere trekrigting is die uiteensetting in laasgenoemde artikel van die handelsverkeer vanuit die Suid-Afrikaanse binnelande met Delagoabaai.

*South African Commercial Advertiser* sy belangstelling gaande sou gemaak het, kon hy ook daar heelwat inligting oor die Suidooskus van Afrika ingewin het.[29] Bes moontlik het hy op grensdorpe soos Somerset(-Oos), Cradock of Grahamstad, of by 'n reisende sendeling, handelaar, ontdekker of jagter een van die vele gebrekkige kaarte van Suidoos-Afrika te sien gekry. Ofskoon groot dele van die Suid-Afrikaanse binnelande dikwels oopgelaat word, word Port Natal, Delagoabaai en die meer noordelike hawens in Portugese besit, duidelik aangegee.[30] Vir meer inligting oor die ligging van die onderskeie landstreke in Suidelike Afrika hoef Louis Tregardt dus nie net op mondelinge berigte staat te gemaak het nie. Met sy gesonde oordeel en leeslus kon hy verskillende soorte inligting uit verskillende oorde krities verwerk. Toe hy besluit om die lewe van 'n Oosgrensboer vir dié van 'n Voortrekker te verwissel, was hy uitnemend toegerus om as ingeligte Afrikanerleier vol selfvertroue die voortou te neem.

'n Aantal Oosgrensboere sou sy opofferende leiding deur dik en dun volg. Dat soveel mense sy pionierstrek oorleef het, moet gedeeltelik aan sy vaste hand en kalm beredenering toegeskryf word. Hy is nie verniet gedurende 1799–1834 op die onrustige en gevaarlike Kaapse Oosgrens geskool nie – eers in die skaduwee van sy vader en oom, en later deur eie ervaring. Hy het daar 'n suksesvolle boerdery opgebou. Soos 'n besonder hoë persentasie van die Oosgrensbewoners, was hy 'n boer: ook op dié gebied moet hy tot voorbeeld gewees het en leiding kon gee. Dat hy sy vuurdoop as boer suksesvol in die 35 jaar voor sy trek deurgemaak het, was 'n uitstekende aanbeveling vir ander grensboere om hom in 1834 eers ooswaarts, toe noordwaarts, en later weer ooswaarts, te volg.[31]

Wat was Louis Tregardt se houding teenoor die Britse owerheid en sy grensbeleid? Om 'n beter begrip van sy vroeë aanvaarding van die trekgedagte

29. In albei koerante verskyn vanaf hul ontstaan heelwat skeepsnuus, handelsberigte en inligting oor kontakte met Nie-Blankes, wat Suidoos-Afrika beter bekend gestel het. Vgl. bv. 'n brief van Green uit Delagoabaai (*S.A.C.A.*, 17 Feb. 1830) en 'n berig oor Isaacs te Delagoabaai (*S.A.C.A.*, 6 Okt. 1832). Tregardt kon Engels lees en sou in 1832 talle interessante berigte oor reise na en van Natal in *The Graham's Town Journal* kon gevind het (vgl. bv. die nommers van 6 Jan., 30 Maart, 6 April, 15 en 22 Junie, 27 Julie, 24 en 31 Aug. en 17 Okt. 1832).

30. Kyk bv. Schrire, *The Cape of Good Hope 1782–1842 from De la Rochette to Arrowsmith being some notes on the development of the early mapping of European-occupied South Africa by English Cartographers* (Map Collectors' Series no. 17). 'n Goeie voorbeeld van 'n kaart van Suid-Afrika in 'n Hollandse boek is dié teenoor p. 1 in ds. J. Werninck se verwerking van eerw. J. Campbell se reis in Suid-Afrika onder die titel *Onderzoekingen naar den toestand des Christendoms in Zuid-Afrika*, Groningen, 1817. Vgl. ook Hoofstuk VII hierbo.

31. Vgl. Louis Tregardt se groot veebesit toe hy die Kolonie verlaat het. Sy seun Karel bevestig dat hy ongeveer 8 000 skape en 1 300 beeste gehad het, terwyl hy (Karel) in sy herinneringe een keer 33 en 'n ander keer 80 perde opgee. Kyk Preller, *Vm.*, II, p. 5 en „Carel Trigardt" in *Die Huisgenoot*.

te verkry, gaan ons terug na sy jongelingsjare. Persoonlike detail uit hierdie jare is baie min: van sy vader en oom weet ons heelwat. Sekere afleidings kan dan gemaak word.

Gedurende die laaste sewe of agt jaar voor die einde van die agtiende eeu vind ons burgerkaptein Adriaan van Jaarsveld en tweede burgerluitenant Carolus (Karel) Tregardt aan die spits van opstandige Oosgrensboere teen hul Kompanjiesowerheid. Teen die einde van 1793 het landdros Faure van Swellendam en landdros Maynier van Graaff-Reinet vyandelikhede teen die Xhosas met 'n konsiliasiebeleid probeer afsluit; hul optrede is deur die Politieke Raad goedgekeur. Namens die ontevrede grensboere verskyn Van Jaarsveld op 14 Desember 1793 te Graaff-Reinet met die vader en oom van Louis Tregardt (albei ook offisiere in die burgermilisie, woonagtig te Bruintjeshoogte). Volgens Maynier se amptelike verslag het Karel Tregardt as mondstuk opgetree en die plaaslike owerheid op baie astrante wyse aangespreek oor burgergriewe wat aan hulle voorgelê is. Hoewel die heemrade kla oor Karel Tregardt se optrede op kommando, huiwer hulle om sterk teen hom op te tree: 'n te hewige reaksie word stellig van hom verwag. Dan woon albei Tregardt-broers die volgende belangrike vergadering van die heemrade en milisie-offisiere by om Maynier se naturellebeleid te bespreek.[32]

Terwyl die Xhosas ver na die weste aanvalle deurgevoer het, en daar tewens verwag is dat die boere Bruintjeshoogte sou moes ontruim, vind in Mei 1794 weer 'n vergadering van die heemrade en milisie-offisiere plaas. Toe 'n brief van kommissaris-generaal Sluysken voorgelees is, sê Jacobus Tregardt aan Maynier: „Maar Myn Heer in deeze brief staat wel dat gy de Regeering heeft voldaan (in sy skik is met u), maar heeft U Ed 't algemeen (publiek) wel voldaan?"[33] Drie weke later bars Karel Tregardt los op 'n vergadering van die Krygsraad. Volgens die notule het die vader van Louis Tregardt die landdros in 'n baie kwaai stem daaraan herinner dat die Xhosas nog steeds aan die plunder is. Karel het skynbaar geëis dat 'n kommando op die been gebring moes word, andersins – so sê hy – sal die grensboere moet wegtrek. Hy sluit sy toespraak af deur Maynier 'n bedrieër te noem. Daarop steun sy broer hom in sy eis dat die vee wat die Xhosas van die boere gesteel het, teruggekry moet word.[34]

Van Jaarsveld en die Tregardt-broers verskyn op 4 Februarie 1795 voor die landdros en heemrade te Graaff-Reinet om 'n boodskap van die ontevrede Boere oor te dra. Dié Boere het net buitekant die dorp vergader en wil hul griewe aan 'n gekombineerde vergadering van heemrade, oud-heemrade

32. J. S. Marais, *Maynier and the first Boer Republic*, pp. 48-51, 52 noot 2, en 55-56. Vgl. ook C.106: Resolusies, 1794, II, pp. 204-208, Sluysken aan Landdros, Heemrade en krygsoffisiere, 11 April 1794; J. 82A: G.R. Opgaafrol, 1796.

33. G.R. 1/1: Notule van Landdros en Heemraden, 1786-1795. Kyk die verrigtinge van die gekombineerde vergadering van 6 Mei 1794.

34. Marais, *Maynier*, pp. 59-60.

en milisie-offisiere voorlê. Terwyl die vergaderde Boere tot opstand wil oorgaan, wil die drie leiers nog nie rebelleer nie. Tydens die vergadering wat twee dae later gehou is, word 'n lys van griewe voorgedra wat deur 43 Boere (waaronder Coenraad de Buys, twee Prinsloo's en C. F. Bezuidenhout) onderteken is. Geeneen van die Tregardts vereenselwig hulle daarmee nie. Die ontevredenes neem nou die inisiatief en verdryf Maynier.[35]

Op 16 Junie 1795 kom die opstandiges weer in groot getalle te Graaff-Reinet byeen. Nou aarsel Karel Tregardt nie om die sentrale regering se kommissaris, O. G. de Wet in die Drosdy, sonder om sy hoed af te haal, te beveel nie: „de Volkstem zegt jou, dat jy buiten moet komen . . .". Toe die kommissaris nie hierop antwoord nie, versoek Jacobus Tregardt vir De Wet beleef om buite toe te gaan. Met die uitgaan hou Karel sy vuis onder sy broer Jacobus se neus en snou hom toe: „jou verdoemde kaerel, ik zal jou leeren zoete broodjes bakken".

Die kommissaris het gevra dat die sowat 200 gewapende burgers (met Marthinus Prinsloo o.a. aan die spits) wat in gelid in die straat gestaan het, nader moes kom. Heel paraat roep Karel daarop „Kom kinders!" Terwyl hulle nog naderkom, voeg Karel by „die kaerels zouden toch niet bang zijn voor de Pandoeren"; waarop die kommissaris sê „ik heb de Pandoeren ook niet mee gebragt, om teegen die kaerels te vegten".

Louis Tregardt se pa het homself nog verder in die spanningsvolle toneel laat geld deur die kommissaris op 'n bruuske wyse te beskuldig: „jy bent hier gestuurt om ons te maintineeren, waarom maintineert jy ons niet?" Die vraag word deur Marthinus Prinsloo herhaal, wat daarna ook nog vir De Wet aansê om uit die „Colonie" Graaff-Reinet weg te gaan. Karel Tregardt herhaal dit: „ja jij moet maaken, dat jij morgen ochtend voor negen uuren van de Colonie ben", en terwyl hy sy hoed lig, rig hy hom tot die gewapende burgers en vra „niet waar volkstem?"; wat met 'n buitengewone luide „ja!" beantwoord word. Louis Tregardt se vader vereenselwig hom dus by hierdie geleentheid op emosionele en opsigtelike wyse met die rebellerende Graaff-Reinetters. Hy aarsel ook nie om selfs sy broer die vuis te wys nie. Omdat die Graaff-Reinetse boere sterk gevoel het dat hul regering hulle nie behoorlik beskerm nie, word De Wet beskuldig dat hy nie gekom het om die Boere (of „Christene", soos hulle hulself noem) te ondersteun nie, maar om die Xhosas of Hottentotte teen die boere te beskerm. Daarop breek die rebellerende boere finaal met die N.O.I.K. en stuur De Wet hul distrik (of „Colonie") uit.[36]

Na die eerste Britse verowering van die Kaap het die rebellerende Oosgrensboere volhard in hul verset, maar nou teen 'n veel sterker regering. Terwyl die Boere op die Boesmansgrens in die noorde skynbaar meer geneë was

35. *Ibid.*, pp. 78–79.

36. V.C. 68: Brieven en Bijlagen van den Commissaris A. J. Sluysken, 3de en 4de deel, pp. 139–146. Die sekretaris Truter notuleer wat op 16 Junie 1795 gebeur het.

om hulle te onderwerp, het die boere op die Xhosafront in die ooste vasgebyt. Karel Tregardt was soos gewoonlik een van die mees uitgesproke onder die leiers van die versetbeweging. Op 22 Maart 1796 teken Jacobus Tregardt as een van die „Representanten des Volks" te Graaff-Reinet die „Propositie aan den Weledele Heer Bresler". Laasgenoemde is naamlik as nuwe Landdros deur die Britse owerheid daarheen gestuur. In artikel 7 van die „Propositie" word daarop gewys dat God as „Oppergebieder" vryheid beloof het „Gelijk Hij *Israel* uijt *Varaos* hand verloste" en met verwysing na I Samuel VIII:7 word verklaar dat as die volk 'n Britse koning oor hulle begeer, verwerp hulle „haare waaragtige kooning" (God). Die „Propositie" gaan in artikel 8 voort: „Heeft den Heeren Godt in laater tijd zijn volk van het monster Dwingelandij der Spaansche Eijsere Juk weeder tot den Vrijheid door een tachtig jaarige bloedige oorlog verlost; zoude wij die de Exempelen des tijds hebben beleeft niet wel tweemaal zoo zwaar zondigen als het onbedagte volk eertijds deed, daar men in den nieuwen Testament geen woord vermeld vind dat dien volk, die den Messias tot haaren kooning zal hebben aangenoomen nog ook een aardsche koning benodigt." So word die beskouings van die Oosgrensboere op die Bybel en die geskiedenis gebaseer. Daarna word nog beswaar gemaak teen die aanstelling van „twee of drie ARESTOCRATSE regenten als de Wet en Maynier enz. enz." (artikel 11). Hulle verkies „een gebooren Engelsman dan een heimlik partijdig Examineerden Affricaander . . ." (artikel 12).[37] Louis Tregardt se oom neem nou leiding as burgerkaptein, soos ook Adriaan van Jaarsveld. Nietemin, teen November 1796 onderwerp sowel die vader as die oom van Louis Tregardt hulle volkome aan die Britse regering.

Geeneen van die Tregardts was skynbaar ernstig verwikkel in die Van Jaarsveld-rebellie nie. Jacobus Tregardt stel ondersoek in en rapporteer, later in sy hoedanigheid as heemraad van Graaff-Reinet, oor onrus onder die Oosgrensboere op die Xhosafront. Karel Tregardt weer, word as gevangene na Kaapstad gestuur in Julie 1799 om ondervra te word aangaande sy kennis van die opstand. Op 3 September kom hy uiteindelik in Kaapstad aan, om ag dae later ondervra te word en nog in die Kasteel aangehou te word. 'n Skrifstuk gedateer 20 Januarie 1799 deur Karel Tregardt en B. C. Greyling opgestel, is ter verdediging ingedien. Skynbaar is hy daarna losgelaat; en daarna word niks weer verneem omtrent sy verband met dié rebellie nie, of dié van 1801.[38]

37. C. Beyers, *Die Kaapse Patriotte*, Pretoria, 1967, pp. 263–266. In die Statebybel lui I Samuel VIII:7: „Doch de Heere zeide tot Samuel: Hoor naar de stem des volks in alles, wat zij tot u zeggen zullen; want zij hebben u niet verworpen, maar zij hebben Mij verworpen, dat Ik geen koning over hen zal zijn (vgl. Beyers, p. 264, noot 1).
38. Theal, *R.C.C.*, I, pp. 483–484, II, pp. 447 en 490–491, III, p. 261; Marais, *Maynier*, pp. 95 en 101.

Intussen het Oosgrensboere in onrus en onsekerheid rondgeswerf en om hul lewe en besit te beskerm, het baie selfs ver weswaarts teruggetrek. Uit die spanningsvolle tye gedurende die eerste dekade van die negentiende eeu moes die jong man wat later die eerste Voortrekkerleier geword het, heelwat geleer het. Op sy trek sowat 30 jaar later, ook uit so 'n onrustige Oosgrens, sou hy eweneens 'n heel onsekere toekoms tegemoet gaan. Self gewoond aan 'n mobiele lewe in 'n gevaarvolle grenssone, was hy uitnemend toegerus om van dag tot dag die praktiese probleme doeltreffend en met vertroue te hanteer. Die leiereienskappe van die ouere Tregardts het hy geërf. Dit was veral ten opsigte van 'n praktiese beleid teenoor die Nie-Blanke in die grenssone, waar sy owerheid hom en sy medegrensboere met 'n onaanneemlike beleid gekonfronteer het, dat hy as Voortrekkerleier gevorm is. Uit sy vader en oom se realistiese hantering van die moeilike grenssituasie in die distrik Graaff-Reinet – en veral hul heftige argumente – kon hy heelwat leer. Hul reaksie op die Britse beleid moes sy ontvanklike gemoed beïndruk het. Reeds as dertienjarige moes Louis die terminologie van die demokratiese revolusie leer ken het; asook geldige redes vir onderwerping aan 'n te sterk owerheid wat die toevoer van essensiële wapens en ammunisie sou kon afsny. Die probleem van die wesentlike magteloosheid van die opstandige boere, solank hulle onder direkte en indirekte Britse beheer op die Oosgrens woon, het hy vroeg leer ken. Diegene wat geweier het om hulle aan die owerheidsoormag te onderwerp, is gearresteer en uit die land wat hulle lief gekry het, verban.[39]

In dié vroeë jare neem die jong Louis Tregardt kennis van die bestaan van strategiese hawens aan die Suid-Afrikaanse kuste. Saldanhabaai het hy leer ken toe die verpletterende nuus Graaff-Reinet bereik dat die Hollandse eskader daar in Augustus 1796 onder skout-by-nag Lucas deur die Britse admiraal Elphinstone tot oorgawe gedwing is. Sowat 'n jaar later kom daar 'n ander berig uit 'n hawe ver na die noordooste van Graaff-Reinet – Delagoabaai. Die lotgevalle van die revolusionêre op die Oosgrens word daardeur verseël, want middele om die stryd te kan voortsit word hulle nou ontneem. Dr. J. P. Woyer, die distriksgeneesheer van Graaff-Reinet, het met die goewerneur-generaal van Nederlands-Oos-Indië te Batavia geskakel en gereël dat kanonne, kruit en ander voorrade na Algoabaai aan die grensboere gestuur sou word. Toe die vaartuig *Het Haasje* waarin alles gelaai is, Delagoabaai vir herstelwerk binneseil, word dit in Mei 1797 deur 'n Britse walvisvaarder met Portugese hulp gebuit.[40] So het die jong Louis Tregardt bewus geword van die ligging van Delagoabaai anderkant die bekende Kafferlandse kusstreek waar olifantjagters en ontdekkers reeds diep ingedring het. As sestienjarige moes hy in 1799 verneem van twee verdere mislukte pogings

39. Vgl. bv. die verbanning van P. J. Delport (Marais, *Maynier*, pp. 100–101). Volgens dr. J. A. Heese se mondelinge mededeling was Hans (Dons) de Lange familie van Delport.
40. Theal, *R.C.C.*, II, pp. 148–151 en 153–154; Beyers, *op. cit.*, p. 271.

om Franse skeepshulp van Mauritius na Algoabaai te bring. Die waaksame Britse vloot was te sterk.[41]

Die afloop van die Van Jaarsveld-rebellie waarin sy vader as gevangene na Kaapstad geneem is vir ondervraging voordat hy vrygelaat is, moes op die jong Louis Tregardt 'n besondere indruk gelaat het. Inderdaad is Marthinus Prinsloo en Adriaan van Jaarsveld toe weens hoogverraad ter dood veroordeel, terwyl mindere rebelle tot tronkstraf en verbanning gevonnis is. Hoewel die doodvonnisse nie voltrek is nie, is Van Jaarsveld in die tronk oorlede.[42]

So kon Louis Tregardt algaande die werklikhede van die wyere wêreld om die onrustige wêreldjie van die Oosgrensboere beter leer ken. Dié Boere sou hulle klaarblyklik nie maklik met 'n redelike kans op sukses met die wapen teen hul magtige owerheid kon verset nie. Die reaksie van passiewe verset het Louis Tregardt vroeg leer waardeer, naas die alternatief, reeds deur sy vader aangewys, om na 'n ander deel van Suid-Afrika uit 'n ondraaglike grenssituasie weg te trek.

Toe Louis Tregardt as agtienjarige al hoe meer sy vader se regterhand geword het, moes hy stellig sy uitgesproke vader en oom se argumente vir en teen deelname aan die 1801-opstand aangehoor het. Om 'n behoorlike bestaan te verseker, moes die patriargale grensfamilie in 'n hegte eenheid saamgesnoer bly.[43] Op geïsoleerde plase is op die aanwesigheid van groter kinders, armer familie, enkele bejaardes, 'n aantal slawe en Bantoe- of gekleurde bediendes staatgemaak om veeteelt- en landboubedrywighede te laat vlot; en lewe en besit te beskerm. Vir ander aktiwiteite was daar nie veel tyd nie. Wanneer die geïsoleerde patriargale grensfamilie slegs deur enkele ronddwalende rowers gekonfronteer is, kon die aanslae met eie kragte afgeweer word. Van naburige plase moes egter hulp ingeroep word om sterk gewapende bendes af te weer en te verdryf. Wanneer 'n grensoorlog ontstaan – soos in dié

41. Theal, *R.C.C.*, II, pp. 494–497 en 498–499; Barrow, *Travels*, Londen, 1804, II, pp. 86–87; Muller (red.), *Vyfhonderd Jaar Suid-Afrikaanse Geskiedenis*, p. 89.

42. Theal, *R.C.C.*, III, p. 295 en IV, pp. 114–115.

43. Die eenheid was nie altyd besonder heg nie. Die Afrikaners was individualiste wat soms hul eie kop wou volg. Boereseuns kon vroeg met geweer in die hand en te perd nuwe plase dieper die binneland in gaan soek. Soms het die Afrikaner-boerevrou 'n selfstandigheid geopenbaar wat die patriargale gesag verswak het. Nie-Blanke bediendes was nie altyd onderdanig nie: dienskontrakte is soms na willekeur verbreek; en in die afgeleë binneland kon maklik gedros word. Slawerny was miskien die sterkste element van die patriargale stelsel. Daar was egter relatief min slawe in die grensdistrikte van waar slawe ook redelik maklik kon dros en die koloniale grense kon oorsteek.

Verdere navorsing kan gedoen word oor die probleem in hoeverre die voorbeeld van die patriargale gesin in die Ou-Testament die Afrikaner aangespoor het om sy eie patriargale stelsel te probeer inrig. Ek betuig my dank aan prof. F. A. Maritz, van die Departement Sosiologie van Unisa, vir 'n samespreking oor die patriargale gesin. My gevolgtrekkings is my eie.

jare dikwels gebeur het – is onder leiding van 'n burgeroffisier kommando-hulp minstens uit eie distrik ingeroep. Omdat die meeste gesinseenhede in dieselfde en aangrensende wyke familie van mekaar was, is die ylbevolkte grenssone deur 'n noue samehorigheidsgevoel gebind in 'n strewe om hul grensboergemeenskap met sy eie lewenswyse en Christelike beskawingstandaarde te verdedig en te handhaaf. Griewe deur een gesin aangevoel kon dus deur baie inwoners van die wyk of distrik ook as hul griewe aanvaar word.

Met Louis Tregardt in sy twintigste jaar, kry ons uit 'n joernaal van goewerneur Janssens, wat op 10 Junie 1803 'n besoek aflê by „de geruineerde plaats van Trigard" aan die voet van die Boschberg, 'n vlugtige blik op die lotgevalle van die Tregardt-familie. Die leningsplaas is geleë in 'n pragtige en vrugbare landstreek, uitnemend geskik vir beeste, skape en perde. Die waardevolle woud aldaar is merendeels afgebrand.[44] Twee maande tevore, in 'n memorandum vir die goewerneur opgestel oor „het karakter" van sommige boere word Louis Tregardt se vader gegroepeer onder „zeer intriguante Characters". Nóg onder die goeies, nòg onder die slegtes geplaas, word sy politieke bedrywighede skynbaar met hierdie woorde aangedui.[45]

Louis Tregardt trou eers op 27-jarige leeftyd. Waarskynlik was hy dus gedurende die onrustige eerste dekade van die negentiende eeu periodiek in betreklik noue assosiasie met sy vader. Die latere Voortrekkerleier boer o.a. ook in die aangrensende distrik Uitenhage waar hy oënskynlik sy vrou ontmoet. Op 4 November 1810 tree hy met Martha Elisabeth Susanna Bouwer in die huwelik en kort daarna verhuis hy na die leningsplaas *Boschberg.*[46] Op dié baie vrugbare plaas het tabak weelderig gegroei en is ruim groentetuine aangelê. In 1814 word sy plaas onteien sodat die Somerset-proefplaas daarop aangelê kan word. As vergoeding ontvang hy £165.[47] Nou verhuis hy feitlik direk verder oos na 'n interessante kruising van die weë in die veldkornetskap Baviaansrivier van die distrik Cradock waar die Opgaafrolle van 1815 en 1817 hom rapporteer op die leningsplaas *De Mond van Baviaans Rivier.*

44. E. C. Godée Molsbergen (red.), *Reizen in Zuid-Afrika in de Hollandse Tijd,* IV, Den Haag, 1932, p. 162. In hierdie jaar word Louis Tregardt vermeld as selfstandige boer met een perd. Sy belasting is slegs 5 skellings 2 stuiwers (J. 90: Gr. R. Opgaafrol, 1803).
45. *Ibid.*, pp. 214–215.
46. G.R. 6/1: Graaff-Reinet Huweliksboek, 1806–1829, 4 Nov. 1810 (K.A.); Pama-De Villiers, I, p. 91 en III, p. 995; *S.A.B.W.*, I, p. 838. Oor die presiese voorname van Louis Tregardt se vrou is daar heelwat verwarring. Vgl. o.a. J.50: Cradock Opgaafrol, 1814, wyk Baviaansrivier, no. 74 en J. 2A: Albany Opgaafrol, Bruintjeshoogte ens., wyk Bo-Boesmansrivier, 1821, no. 6; asook Plaat 12.
47. *S.A.B.W.*, I, p. 838; D. Mostert (opsteller), *Gedenkboek van die ossewaens . . .*, Kaapstad, 1940, p. 104. Dit was in hierdie fase van sy lewe dat Tregardt deur Witbooy Heintema, 'n Hottentot in sy diens, van 'n arbeidsoortreding by die Rondgaande Hof te Uitenhage aangekla is. Tregardt is tot 'n boete van 25 rds. gevonnis en die Hottentot is uit sy diens ontslaan (25 Nov. 1812). Theal, *R.C.C.*, IX, p. 120.

Volgens sy amptelike opgawe in 1815 besit hy 2 perde, 14 trekosse, 23 aanteelbeeste, 509 aanteelskape en 45 bokke. Hy het slegs een seun en besit slegs een wa. Terwyl een Hottentot in sy diens is, werk drie slawe vir hom. Hierdie leningsplaas lê digby die samevloeiing van die Baviaansrivier en die Groot-Visrivier, slegs enkele myle van Slagtersnek.[48] Tregardt se ander plaas *De Plat* (of *De Plaat*), wat ook 'n belangrike rol in sy lewe gespeel het, is net 'n paar myl verder noord, aan die oostekant van die Groot-Visrivier by Daggaboersnek. Wanneer presies hy *De Plat* betrek het, is nie bekend nie.[49] Teen 1829–1830 teken Tregardt in sy dagboek onder familieberigte aan dat twee van sy kinders daar gebore is.[50]

Sover bekend het Louis Tregardt en al die ander Tregardts afsydig gestaan van die Slagtersnek-rebellie. Die plaas *De Plat* was geleë op die pad wat Johannes Bezuidenhout gevolg het toe hy uit die Tarka na Slagtersnek gegaan het, en *De Mond van Baviaans Rivier* was baie naby daaraan geleë. Daar het 'n jong man, Petrus Jacobus Delport, 25 jaar oud, hom tydens dié woelinge op Louis Tregardt se woonplek bevind. Volgens Delport se eie getuienis, op 4 Januarie 1816 afgelê, het hy op 'n sekere aand in November 1815, toe dit reeds donker was, hom alleen met die vrou van Louis Tregardt in Tregardt se huis bevind. Of Tregardt van die opstandelinge die aand verwag het en opsetlik padgegee het, of bloot toevallig uithuisig was, is moeilik om te sê. Op daardie tydstip het Willem Krugel, Theunis de Klerk, Leendert Labuschagne, Coenraad Bezuidenhout Coenraadseun, tesame met Petrus Delport se broer Jacobus, besoek afgelê, en vir Petrus Delport oorreed om met hul saam te gaan na die plaas van Willem Krugel. Die volgende oggend het Delport vir Johannes Bezuidenhout daar gesien en so het hy in die sameswering verstrengel geraak. Louis Tregardt se assosiasie met die jong Delport was die naaste band wat tussen hom en die Slagtersnek-opstand gelê kan word.[51] In die hele verhoor is daar geen verdere verwysing na Louis Tregardt nie. Sy broer, Carel Gustavus, het ook nie aan die rebellie deelgeneem nie.

48. J. 52: Cradock Opgaafrol 1815, wyk Baviaansrivier, no. 17, asook J. 55: Cradock Opgaafrol 1817, wyk Baviaansrivier. Vgl. G.R. 9/42, waarin op 1 Augustus 1816 uit Graaff-Reinet gerapporteer word dat Louis Tregardt 'n jaar agter is met die rekognisiegelde op sy plaas „Mond van de Baviaans Rivier". Volgens prof. C. J. Uys se notaboek oor die Voortrekkers, het landdros Stockenstrom aan adjunk-landdros Van de Graaff te Cradock gerapporteer dat Louis Tregardt se rekognisiegelde vir 1816 agterstallig was op die plaas *De Mond van Baviaans Rivier* (Cradock 8/1a). Vgl. ook die kaart Suid-Afrika 1: 250 000 Topo-Kadastrale Vel, 3224, Graaff-Reinet.
49. Dr. W. Punt meen dat Tregardt na die onteiening van *Boschberg* reeds na *De Plat* verhuis het (*S.A.B.W.*, I, p. 838) en die opinie word ook deur dr. J. A. Heese gehuldig (private brief aan my, 3 Desember 1971). Mondeling het dr. Heese my meegedeel dat *De Mond van Baviaans Rivier* die streek was waarin *De Plat* geleë was. In 'n brief van 26 Junie 1973 herhaal hy dit, met verdere gegewens. Kyk Plaat 13.
50. *Dagboek* (Le Roux-uitgawe), p. 275; Pama–De Villiers, III, p. 995.
51. Leibbrandt, *De Rebellie van 1815*, pp. 650–651 en private brief aan my deur dr. Heese, 3 Desember 1971.

Hy het naamlik verskoning gevra omdat sy been beseer was, en het dit so bewerk dat sy swaer, Pieter Lourens Erasmus, in sy plek die rebelle vergesel het.[52] Altwee Tregardt-broers het dus afsydig van die rebellie gestaan.

Louis Tregardt is egter direk deur die rebellie geraak. Op 6 Augustus 1816 – vyf maande na die teregstelling van die rebelle – skryf kaptein Andrews vanaf Vanaardspos aan landdros Stockenstrom soos volg oor hom: „Louis Treygaardt who was here and who absconded himself at the commencement of the last rebellion, told me he was going to quit his place altogether, not wishing to have anything to do with them."[53] Aangesien Tregardt se bure eks-rebelle soos die Prinsloos, die Van der Nests en die weduwee van Theunis de Klerk ingesluit het, kon hulle as gevolg van sy neutrale houding die lewe vir hom lastig begin maak. Slagtersnek verskaf dus 'n verdere prikkel om die latere Voortrekkerleier na 'n ander plaas te laat beweeg.[54]

Byna 11 jaar na hul huwelik het Louis Tregardt en Martha Elisabeth Susanna Bouwer dit nodig gevind om 'n testament te laat optrek. Dit het op 26 September 1821 te Grahamstad voor notaris J. J. Le Sueur en twee getuies geskied. Aan elke kind wat reeds gebore is, of nog gebore sou word, moes een slaaf gegee word wanneer die kind mondig word of trou. Die langslewende van die egpaar kan ook 'n slaaf, 'n wa en 'n span osse uit die gemeenskaplike boedel kies; en word verder as die enigste en algemene erfgename aangewys. Die langslewende word verplig om alle kinders 'n eerlike en Christelike opvoeding te gee en hulle te onderhou totdat hulle mondig word of in die huwelik tree, wanneer elkeen sy erfporsie moes kry. In geval van hertroue deur die langslewende moes behoorlik toegesien word dat helfte van die gemeenskaplike boedel aan die gesamentlike kinders gegee word. Die langslewende word eksekuteur van die testament en voog van die onmondige erfgename.[55] Die ietwat formele regstuk het hulle eers laat opstel nadat hulle hulself in die wyk Bo-Boesmansrivier van die distrik Albanie gevestig het. Vir 'n grensboerfamilie besit hulle heelwat slawe, te wete hul huisbediende Clara ('n Mosambieker), wat moontlik die moeder van ses kinders was: Adam, Clarinda, Philis, September, October (of Carolus) en November. Hulle skaapwagter het Present geheet.[56] Teen 1821 was daar nog net drie van die Tregardt-egpaar se tien kinders gebore: Karel (tien jaar), Regina Dorothea Maria (vyf jaar) en Petrus (byna twee jaar).[57] Of hierdie testament van

52. Deur dr. Heese in bovermelde brief aan my meegedeel.

53. G.R. 13/3: Letts. from private individuals, Andrews aan Stockenstrom, 6 Aug. 1816, ongenommer. Dr. Heese het dié brief onder my aandag gebring.

54. Vir bostaande aanhaling en die ander feite vgl. Heese, *Slagtersnek en sy Mense*, p. 181.

55. N. 32/2: Notariële Aktes van Jacobus Johannes Le Sueur, no. 21, 26 September 1821 (K.A.) en Plaat 12.

56. Slave Office 6/75: Graaff-Reinet, Register of Slaves, T–V, 1816-1834, folio 11 en Slave Office 6/149: Uitenhage, Register of Slaves, S–U, 1816–1835, folio 4. Vgl. verder C. F. J. Muller, *Louis Tregardt en sy tien slawe* (ongep. studie).

57. De Villiers–Pama, III, p. 995. Karolus Johannes, sy oudste seun, gebore op 3 Sep-

1821 deur 'n ander een vervang is, of dit op een of ander tydstip op die Tregardts se omswerwinge verlore gegaan het, of te Lourenço Marques na Louis Tregardt se dood verlê is, en of 'n ander lot dit getref het, is onbekend. Na die dood van albei lede van die Tregardt-egpaar toe hul boedel beredder moes word, is aanvaar dat die Tregardts sonder testament oorlede is en is hul boedelstukke in Natal onder die Intestate Estates geklassifiseer en ingebind.[58] Die testament was met die Tregardts se dood tewens reeds verouderd, want daar was geen slawe meer oor vir die vier oorlewende kinders nie. Daar was ook geen langslewende ouer meer om die minderjarige kinders te versorg nie. Die testament se historiese betekenis moet dus glad nie in sy toepassing gesoek word nie: teen 1838 is dit en kon dit nie meer toegepas word nie. Dit is nooit in ag geneem nie en omstandighede het so radikaal verander dat dit in elk geval nie meer in werking gestel kon word nie. Sy historiese betekenis lê dus daarin dat die tot dusver onbekende testament uit 1821 bloot as 'n weerspieëling gesien moet word van die toestand en wense van die Tregardt-egpaar sowat 11 jaar na hul huwelik.

Tesame met verskeie lede van bekende verkennersfamilies soos die De Langes en die Meyers woon Louis Tregardt in 1821 in die wyk Bo-Boesmansrivier, wat nou in die pasgestigte Setlaarsdistrik Albanie ressorteer.[59] Drie jaar later word hy in dieselfde wyk as Piet Retief aangetref, naamlik die wyk Grahamstad en omgewing, met agt slawe en twee Hottentotte in sy diens.[60] In September 1825 verskyn Louis Tregardt se naam op 'n lys van applikante vir grond in die nuwe distrik Somerset, weer tesame met heelwat baasverkenners soos die Greylings, Meyers en De Langes. Sekuriteit van grondbesit word nou hier gekoppel – onder invloed van die filantropiese beweging teen slawerny – aan die afskaffing van slawerny in dié gebied.[61] Met sy besonder groot boerdery was die gebruik van sy agt slawe vir hom baie belangrik: hy is vasberade om hulle te behou. Dit bring vir hom probleme mee om genoeg weiveld te bekom: al verder ooswaarts, en soms noordooswaarts, sou dit hom lei, totdat hy die Kolonie uit is.

Uit verspreide stukke blyk Louis Tregardt se stryd om tegelyk sy veestapel

tember 1811, is gedoop op 15 Maart 1812. In die Doopregister Gr.R. G.6 3/4, 1811–1814, p. 55, word die vader se naam weer eens Lodewicus Tregart geskryf (K.K.A.).

58. Vgl. prof. H. B. Thom se studie „Die einde van die Trigardt-drama" in *Die Geloftekerk*, pp. 59–76, waarin o.a. 'n ontleding aangebied word van die Tregardt-stukke gedateer 1841–1848 in bande nos. I en II van die groep Intestate Estates (N.S.A.).

59. J. 2A: Albany Opgaafrol, veldkornetskap Bo-Boesmansrivier, 1821, no. 6. Vgl. ook C.O. 8471: Mem., L. Tregardt aan Donkin, Uitenhage, 11 Aug. 1820 (K.A.).

60. J. 3: Albany Opgaafrol, 1824, pp. 2–3. Op 1 Junie 1822 skryf Tregardt 'n brief aan J. A. Rens uit Grahamstad en op 25 November 1823 rig hy 'n skrywe aan die Kollege van Landdros en Heemrade te Grahamstad vanaf die Boesmansrivier (kyk Bylae 2, nos. I en II).

61. Mikrofilmrol ZR 1/3/11 in K.A. van die Bourke Papers in Rhodes House, Oxford, lys van applikasies vir grond in die distrik Somerset, gedateer 13 Sept. 1825. Vgl. ook Theal, *R.C.C.*, XXIII, pp. 70–73. Op die lang lys van applikante word die slawebesit vermeld.

te vermeerder, sy grondbesit uit te brei en sy arbeidskragte te vergroot. Vanaf 11 Augustus 1820 doen hy reeds aansoek om grond in sy destydse distrik Albanie.[62] Teen 8 Februarie 1825 word daar twee memories gerig aan lord Charles Somerset. Die eerste is deur Louis Tregardt ingedien om 'n erfpagplaas toe bekend as *Olivie Bosch*, en later as *Elizabeth*. Dit was nog verder anderkant die Groot-Visrivier, en wel op 'n sytak van die Rietrivier, geleë. Die tweede memorie is namens sy dertienjarige seun Karel om die aangrensende erfpagplaas *Klipplaat*, geleë onder die Rietrivier. Albei plase lê sowat 35 myl suidoos van die dorp Somerset en digby die huidige dorp Bedford. Terwyl *Elizabeth* 1 125 morg weiveld bied, gee *Klipplaat* 1 554 morg weiveld; en geeneen het beboubare grond nie. Op elkeen kan dwarsdeur die jaar 80 beeste en 1 000 skape aangehou word. Omdat standhoudende water skaars is, kan aan nie meer vee weiding verskaf word nie. Daar is slegs 'n klein waterpoel tussen die twee plase. Hierdie memories het vir Louis Tregardt en sy seun aansprake op *Elizabeth* en *Klipplaat* verleen. Hoewel die owerhede elf jaar getalm het om dié plase toe te ken, het vader en seun intussen die goeie weigrond kon benut en sou hulle uiteindelik voor hul trek die ontoegekende plase verkoop.[63]

Wat Louis Tregardt se arbeidskragte betref, skryf hy op 25 November 1823 vanaf die Boesmansrivier 'n brief waarin hy oor die gedrag van 'n Hottentotbediende aan die Kollegie van Landdros en Heemrade kla. Uithaalder, wat onder kontrak by hom werk, sou deur sy moedswilligheid hom reeds aanmerklike skade veroorsaak het. Nieteenstaande 'n verdere ooreenkoms, sou Uithaalder nie bereid wees om langer by hom te werk nie. Dit sou vir Tregardt skade meebring want 'n gedeelte van sy vee sou dan sonder herder wees.[64] Vir 'n grensboer het Louis Tregardt, soos reeds vermeld, heelwat slawe gehad. Toe hy later onder die distrik Uitenhage geressorteer het, is in Augustus 1820 reeds ses slawe op sy naam geregistreer.[65] Sy slawebesit het nog later toegeneem tot agt en toe hy onder die distrik Albanie ressorteer, word hulle in Junie 1822 daar geregistreer. Plaasarbeiders, 'n huisbediende en 'n skaapwagter word vermeld.[66] Tregardt se tien slawe wat hy skynbaar sedert 1826 in die distrik Cradock registreer, is op een na (Clara, 'n 39-jarige Mosambieker) almal in die Kolonie gebore. Benewens sy plaasarbeiders en

62. C.O. 8533: Memorial no. 5, 30 Aug. 1820, p. 130 en Memorial no. 10, 11 Jan. 1822; C.O. 8522: Memorial no. 1, ontvang 10 Julie 1821, vir die plaas *Olievekloof* en Memorial no. 10, ongedateerd; C.O. 8471: Mem., L. Tregardt aan Donkin, Uitenhage, 11 Aug. 1820.

63. Memorials nos. 229 en 230 in Land Board 49 (voorlopige nommer); Transfers and Mortgages, 1–11 Oktober 1839, nos. 99 en 100, T. 1233 en T. 1234 (Kaapse Kantoor van Aktes). Kyk Plaat 13. Nog dieselfde jaar het Louis Tregardt ook aansoek gedoen om 'n plaas op ewigdurende erfpag genaamd *Kromme Draay*, skynbaar sonder sukses. Vgl. Bylae 2, no. V.

64. Vir die volledige teks kyk Bylae 2, no. II hieronder.

65. Slave Office 6/75: Graaff-Reinet, Register of Slaves, T–V, 1816–1834, folio 11.

66. Slave Office 6/149: Uitenhage, Register of Slaves, S–U, 1816–1835, folio 4.

huisbediende, besit hy nou ook vir Abraham, 'n 36-jarige wamaker; maar slegs tot November 1829 toe Tregardt hom verkoop.[67] Volgens 'n verklaring te Somerset op 18 April 1828, het Tregardt nog 'n slavin, Claret, sowat 19 jaar oud, van sy swaer P. C. Bouwer gekoop.[68]

Louis Tregardt se talente as leier van die grensboere word in 1825 erken toe hy as provisionele veldkornet van die wyk Oos-Rietrivier in die nuwe distrik Somerset aangestel is; welke amp hy tot sy finale vertrek uit die Kolonie in 1834 sou beklee.[69] Daar betrek Louis Tregardt en sy baie bruikbare seun, Carolus Johannes (Karel), wat nou nog maar in sy veertiende jaar is, verskeie plase. Teen 1825 woon Louis Tregardt nie meer op *De Mond van Baviaans Rivier* nie, maar bes moontlik op *De Plat* by Daggaboersnek.[70] In die Opgaafrol van 1825 verskyn Louis Tregardt reeds as een van die rykste boere in sy wyk. Volgens sy amptelike opgawe besit hy 16 perde, 20 osse, 303 aanteelbeeste, 1 207 skape en 584 bokke. Twee seuns woon by hom: die oudste Karel en Petrus (die gunstelingseun Pieta van sy dagboek). Sy enigste dogter, Regina Dorothea Maria, is op sowat agtjarige leeftyd die vorige jaar oorlede. Agt slawe is in sy diens.[71]

Nieteenstaande sy aansienlike vee- en slawebesit het Louis Tregardt tog kort daarna in verleentheid verkeer om 'n betreklik geringe kontantbedrag op kort kennisgewing te vind. Dit blyk dat hy op 2 Augustus 1827 reeds 426 rds. aan sy bovermelde swaer P. C. Bouwer (volgens dié se erkenning) geleen het, en daarbenewens op 5 Oktober 1827 reeds oor 'n skuldbrief vir 300 rds., deur ene J. G. Gab onderteken, beskik het.[72] Toe Louis Tregardt op 26 Desember 1827 nog gereken het dat hy maklik oor 150 rds. beskik om deur notaris Daniel Cloete van Grahamstad aan ene Leopold Schmidt te betaal, kon hy dit nie doen nie. Die volgende dag verklaar die notaris voor getuies dat hy oor geen fondse behorende aan Louis Tregardt beskik nie. Op laasgenoemde word dus dadelik druk uitgeoefen om sy skuld te vereffen, of

67. Slave Office 6/47: Cradock, Register of Slaves, S–V, 1822–1836, folio 1. Abraham het skynbaar weggeloop en bevind hom in Oktober 1829 in die tronk te Clanwilliam. Kyk Somerset-Oos 10/58: Letter Book Res. Magistrate, 1828–1833, Res. Mag. aan Tregardt, 9 Okt. 1829, p. 177.
68. Somerset-Oos, 12/1: geteken voor magistraat J. F. Ziervogel, te Somerset 18 April 1828; Pama–De Villiers, I, p. 91.
69. Bylae 2, no. IV, M. J. Onkruyt aan Theunis Botha en Louis Tregardt, gedateer Somerset, 13 Junie 1825; Somerset-Oos 1/1: „Ordinaire" vergadering van Landdros en Heemrade, Somerset, 6 Junie 1825, ongenommer. Vir die grense van die wyk Oos-Rietrivier vgl. M1/1665 (K.A.), kopie S/M 1801 uit C.O. 48/109 (P.R.O.).
70. Volgens J. 152: Somerset Opgaafrol, 1825, wyk Baviaansrivier, no. 77, woon J. A. Greylingh nou op *De Mond van Baviaans Rivier*. Louis Tregardt word opgegee as no. 111 in die wyk Rietrivier, maar sy woonplek word nie vermeld nie. Vir 'n geskiedenis van *De Plat* kyk Somerset 10/1a: Ziervogel aan Hudson, 10 Okt. 1837.
71. J. 152: wyk Rietrivier, no. 111; Pama–De Villiers, III, p. 995.
72. Thom, *Gelofiekerk*, p. 67 (uit *The Patriot* van 27 Aug. 1847).

om skadevergoeding, regskoste en rente te betaal.[73] Of die latere Voortrekkerleier in 1827 bloot gulhartig geld geleen het en wel kort daarna die verskuldigde bedrag gevind het, kan nie vasgestel word nie.

Vermoedelik vroeg in 1827, rig Louis Tregardt en 120 ander Boere in die Oos-Rietrivierstreek van Somerset 'n memorie waarin hulle luitenant-goewerneur Bourke versoek om hul grondbesit daar te bestendig.[74] Sedert 1825 het baie van hulle reeds op rekwesplase geboer en sedert 1828 het van hulle reeds jaarlikse erfpaggelde aan die regering betaal. Nietemin was die regering huiwerig om hul besitreg te bestendig. Toe dit verder blyk dat die owerheid bereid was om aan Britse Setlaars grond toe te ken, maar nie aan Afrikanerboere nie, het daar 'n sterk gevoel van onreg onder dié grensboere opgewel. Louis Tregardt en van sy Somersetse boere ontwikkel algaande 'n griewepatroon wat hulle uiteindelik op trek sou wegvoer.[75]

In Desember 1831 en Januarie 1832 gaan onrusbarende gerugte digteby Louis en Karel Tregardt rond dat Hottentotte van die Katrivier-nedersetting hulle gereed sou maak om die grensboere daar naby aan te val. Onder die Somersetse boere vat groot onrus nou pos. Louis Tregardt en ná familie raak bekommerd oor die veiligheid van die ander verwante en bevriende grensbewoners. Daar word van owerheidsweë beweer dat wilde praatjies gelug is. Ene Nicolaas Prinsloo sou voorspel het dat kommissaris-generaal Stockenstrom gaan verdwyn en hy profeteer verder dat „Buonaparte" na die Kaap sou kom (tien jaar na sy dood) en dan sal julle sien! Ofskoon dié grensboere nie goed ingelig was oor oorsese gebeure nie, was hul anti-Britsgesindheid glashelder.[76] Nou tref ons reeds vir Daniel P(f)effer, die latere bejaarde skoolmeester van die Tregardt-trek, in die Tregardts se onmiddellike omgewing aan.[77] Bekende figure van die Groot Trek begin reeds te voorskyn

73. N. 56/4: Notariële Aktes van D. J. Cloete, no. 870, 27 Des. 1827 (K.A.).
74. C.O. 8460: no. 37, memorie deur 121 inwoners van die wyk Oos-Rietrivier aan Bourke, ongedateerd (1827), waar veldkornet J. J. Durand eerste en L. Tregardt vierde teken.
75. Vgl. verder L. C. Duly, *British Land Policy at the Cape, 1795–1844*, Duke Univ. Press, Durham, N.C., 1968, pp. 89-94; en J. C. Visagie, *Willem Fredrik Hertzog, 1792–1847*, ongep. M.A.-verh., Unisa, 1971, pp. 189–190 en 217–222.
76. Die beweerde verklaring oor die „verdwyning" van Stockenstrom en oor „Buonaparte" is deur Andries Platjes, 'n Katrivier-Hottentot, gemaak. Vgl. Ay. 8/83: Misc. Letts., 1832, verskillende getuienisse van 1 en 3 Januarie 1832 (kyk ook Franken, *P.R.*, pp. 267 en 270). Belangrike opsommende getuienis word deur Campbell aan Bell gegee in C.O. 2735: Letts. Rec. from Albany and Somerset, 1832, 10 Feb. 1832, ongenommer. Heelwat feite, maar soms swak verwerk, word aangebied deur Franken, in *P.R.*, pp. 263–276 en 504–505.
77. Ay. 8/83: 1832, volgens die verklarings vroeg in Januarie deur John Vaughan en Nicolas Bernard, woon Daniel Peffer, „an old schoolmaster", by Vaughan op Bernard se plaas in die wyk Oos-Rietrivier. Kyk ook Franken, *P.R.*, p. 269. In 1823 bevind ene Godfried Daniel Pheffer hom in die wyk Tarka, met geen familie of besittings nie –net een perd. (J. 61: Opgaaf Cradock, 1823, no. 58.)

tree te midde van toenemende onrus op die sentrale deel van die Oosgrens.

Toe Piet Retief as veldkommandant later in 1832 kla oor die swak gehalte veldkornette in Tregardt se omgewing, beveel hy aan dat provisionele veldkornet Louis Tregardt as veldkornet aangestel moes word. „Na alle moogelikke pooginge aangewind te hebbe" – so rapporteer Retief – „om UEde de beste en geschikste persoon te recommandeeren tot Veldcornet in deese weijk moed ik met waarheijd seggen dat er geen bekwaamer is te vinden als de Proviese Veldcornet Loies Triegard, op wien ook meest alle de stemme der Burgers zijn gevallen."[78] Retief gaan voort dat hy hom baie onpartydig vind, dat Tregardt goed lees en skrywe, dat hy ook die koerante aan die burgers mooi kan verduidelik en dat hy 'n heel nugtere uitkyk op sake het.[79] Tregardt het Engels gelees maar verkies om Nederlands te skryf. Hy kon gesproke Engels ook verstaan en homself daarin verstaanbaar maak. Dat hy met eentalige Britse Setlaars kon gesels en die Engelstalige *The Graham's Town Journal* kon uitlê, was meer as wat die gemiddelde Oosgrensveldkornet kon doen. Tog het siviele kommissaris Campbell nie Retief se aanbeveling aanvaar nie en so het Tregardt nooit veldkornet geword nie.[80]

Gedurende bykans nege jaar doen Louis Tregardt ervaring op as provisionele veldkornet. Uitgekies deur veldkornet P. R. Erasmus, moet hy onder laasgenoemde se leiding as skakel dien met die grensboere van Oos-Rietrivier. Tregardt moes geskille besleg, lykskouings hou, regeringsbevele verduidelik en oordra, en op kommando gaan wanneer hy opgeroep word.[81] So leer hy die Boere se griewe ken, keer hy 'n simpatieke oor daarna, en raak gewild. Soos in Hoofstuk III aangetoon, was dit juis in dié veelbewoë jare dat militêre leiers van die *Difaqane* die Kolonie uit die noordooste bedreig het. Tregardt was dus ook amptelik verplig om kennis te neem van toestande oorkant die sentrale sektor van die Oosgrens.

In sy onrustige wyk Oos-Rietrivier, waar medegrensboere steeds nie sekuriteit van grondbesit kon verkry nie, tree Louis Tregardt al meer as leier van sy gemeenskap na vore. Wanneer *hy* die trekgedagte aanvaar, sou hy maklik 'n geselskap byeen kon bring. Inderdaad sou hy 'n uitstekende propageerder van die trekgedagte kon word. Aan grensgebeure kon hy 'n gesaghebbende, aanneemlike vertolking gee. Wydbelese en intelligent, sou hy in 'n uitmuntende leier van die speerpunt van die Groot Trek kon ontwikkel. Op doeltreffende wyse sou hy kon aantoon dat die lewe van die boer op die sentrale sektor van die Oosgrens nou ondraaglik geword het. Omdat Tregardt

78. Ay. 8/83: Retief aan Campbell, Coeroemo Bosch, 31 Januarie 1832, ongenommer. (Hoofletters gewysig.)
79. *Ibid*.
80. Kyk Bylae 2, veral nos. VIII en XI, en Tregardt se *Dagboek*, Le Roux-uitgawe (1964), pp. 132 en 175. Vgl. verder Ay. 8/85: P. R. Erasmus aan D. Campbell, 5 Feb. 1834, ongenommer; Franken, *P.R.*, p. 293.
81. Kyk o.a. Bylae 2, nos. VI en IX; en C.O. 2704: no. 130, Dundas aan Bell, 16 Mei 1838, ongenommer.

steeds in noue kontak met vermaarde boereverkenners op dié deel van die grens was, moes hy vertroud gewees het met die vroeë prikkel tot ontluiking van die trekgedagte gedurende 1828–1832.[82] As 'n besonder suksesvolle boer en natuurlike leier is na hom om leiding opgesien; soos die vorige geslag grensboere na sy vader en oom opgesien het. Onder boere was dit *boere* wat te midde van teenspoed vooruit kon boer wat as die natuurlike leiers aanvaar is. Nie alleen het dié boere die nodige prestige nie, maar ook die kapitaalkrag en beweeglikheid wat in hul perde en osse, karre en waens, gesetel het. 'n Sterk patriargale familiegroep trek vanselfsprekend swakkere gesinne en enkelinge na hom toe om groter beskerming; en wanneer die kernfamilie onder aanvoering van die patriarg besluit om te verhuis, beweeg die ander gesinsgroepe maklik saam.

Te midde van moeilike oosgrenstoestande het Louis Tregardt en sy handige, vindingryke seun Karel 'n fenomenaal suksesvolle reeks boerderye onderneem. Eintlik ontplooi die fynberekende energie wat dié patriargale familie in sy landbou en veeteelt belê, in so 'n mate van sukses dat, soos reeds aangetoon, die Tregardts verplig is om steeds verder ooswaarts nuwe en meer grond te gaan soek. Nadat Louis Tregardt se pragtige, goedontwikkelde plaas *Boschberg* onteien word, soek hy weiveld vir sy snelgroeiende veestapel in die ooste en vind dit in vier naby mekaar geleë plase. Maar dan sit hy sy soektog voort.[83] Hy deel die onsekerheid van grondbesit met minder voorspoedige grensboere; en sou 'n hele aantal van hulle (sowat 30 families) ver noordooswaarts oorkant die grens direk of indirek na Hintsa se land lei. Dit is dieselfde stap wat hul vaders en ooms tevore gedoen het toe druk op een deel van die grenssone vir hulle te swaar geword het. Sulke passiewe verset verlig tydelik die druk en verminder dus die risiko van 'n gewapende opstand binne die koloniale grens. Passiewe verset was juis die Tregardt-tradisie: 'n direkte, gewelddadige konfrontasie met 'n sterk owerheid moes vermy word.

Ofskoon ons nie Louis Tregardt se gemoedstoestand met sekerheid kan peil nie, is dit tog duidelik dat arbeidsprobleme deur hom reeds ondervind en verder voorsien is. Hy het heelwat meer as die gewone Oosgrensboer op slawe staatgemaak om sy boerdery suksesvol voort te sit.[84] Ander arbeiders was moei-

82. Weens sy noue assosiasie met baasverkenners soos Hans „Dons" de Lange, die Meyers en die Greylings, moes Louis Tregardt deeglik ingelig gewees het oor die vroeë ontkieming van die trekgedagte op die sentrale sektor van die Kaapse Oosgrens. Vgl Hoofstuk VII en Plaat 13.

83. Oor twee geslagte word 'n tradisie van 'n vader-en-seun-vennootskap suksesvol voortgesit. Terwyl die vader 'n leier van Oosgrensboere word, behartig die bekwame oudste seun die uitgebreide boerdery. So doen die seun waardevolle lewenservaring op en floreer die boerdery in so 'n mate dat daar steeds verdere grond ooswaarts gesoek moet word om die te groot kuddes te laat wei.

84. Gedurende die dekade voor die Groot Trek is nuwe grondtoekennings in die distrik Somerset nie meer geredelik aan slawebesitters gemaak nie. Indien wel, moes die boere onderneem om hul slawe vry te stel. I.v.m. Louis Tregardt se posisie in be-

lik bekombaar, dikwels onbetroubaar, en kon oornag padgee. Sy tien slawe word op 1 Desember 1834 uit sy volle beheer geneem en word slegs as ingeboekte arbeiders vir 'n verdere vier jaar aan sy sorg toevertrou.

Louis Tregardt sou as ingeligte ampsdraer baie van dié implikasies vir sy boerderybedrywighede raakgesien het en dit ook met sy medeboere bespreek het. Nog sowat nege maande voor die katastrofe van die Sesde Oosgrensoorlog verkoop hy twee van sy plase, tref reëlings om ook sy laaste plaas van die hand te sit, en lei 'n groep gesinne uit dieselfde sentrale sektor van die Oosgrens (wat soortgelyke probleme ondervind het) weg na Kafferland.[85]

Talle outeurs het oor Louis Tregardt se lang trek en ingewikkelde trekbewegings, asook oor sy seun se meer uitgebreide reise, geskryf. Oor wat presies gebeur het, is daar nog steeds 'n aanmerklike verskil van mening. Veral die heel eerste stappe wat Louis Tregardt gedoen het toe hy êrens gedurende 1834 finaal van Oosgrensboer tot die voorste Voortrekker getransformeer is, verdien groter helderheid. Die ontplooiing van die speerpunt van die Groot Trek is onteenseglik van aansienlike geskiedkundige belang. Die probleem setel daarin dat ons enersyds oor te karige en te subjektiewe kontemporêre bronne beskik, en andersyds oor persoonlike getuienisse wat te lank na die betrokke jare opgestel is. Laat ons dan die kardinaal belangrike feite probeer vasstel.

Oor die motiewe vir Louis Tregardt se optrede en die volgorde van die stappe wat hy gedoen het om sy trekgeselskap te versamel en sy trek aan die gang te kry, moet sy oudste seun Karel aan die woord gestel word. Aan die begin van 1834 was hy as 22-jarige in 'n vertrouensposisie om te weet wat in sy vader se gemoed omgegaan het. 'n Mens sou ook verwag dat sulke roerende gebeure in so 'n vormende tyd van 'n jongman se lewe 'n blywende indruk op hom moes gemaak het. Ongelukkig is die eerste van die bewaarde herinneringe wat Karel Tregardt eers op sowat 83-jarige leeftyd laat aanteken het, nie altyd akkuraat nie.[86] Hoewel in 'n goeie posisie om heelwat

sonder, vgl. Ay. 9/7: Campbell aan waarn. Regeringsekr., 17 Januarie 1834, pp. 125–127 en C.O. 8460: no. 37, memorie deur 121 inwoners van die wyk Oos-Rietrivier aan Bourke, ongedateerd (1827), waar Tregardt vierde op die lys teken. Vgl. Duly, *British Land Policy*, pp. 89–94 en Visagie, *Willem Fredrik Hertzog*, pp. 189–190 en 217–222.

85. Uit indirekte gegewens vermoed ons dat Louis Tregardt in assosiasie met ander boere na Kafferland verhuis het. Hoewel, soos reeds aangetoon, Tregardt 'n leiersfiguur onder die grensboere was, kan nie gesê word dat hy 'n georganiseerde trek aan die hoof van 30 gesinne daarheen gelei het nie. Vgl. Ay. 9/7: pp. 125–130; Ay. 8/85: J. F. Ziervogel aan D. Campbell, 15 Jan. 1834, brief en bladsy ongenommer; John Ayliff, Mss. Notes „The Emigration of the Boers", p. 13, MS. 15,292 (Methodist Archives, Rhodes-Universiteitsbiblioteek); *Vm.*, II, p. 4.

86. Die bekendste teks met Karel Tregardt se herinneringe is deur G. A. Odé as staatshistorikus van die Suid-Afrikaanse Republiek ongeveer in 1894 aangeteken. Dit berus in S.S. 4063, p. 32 (T.S.A.). Preller het dit in *Vm.*, II, pp. 4–26 gepubliseer. 'n Kort

oor hierdie fase van sy vader se loopbaan te wete te kom, moet in ag geneem word dat hy na 'n lang en veelbewoë lewe op 'n hoë ouderdom bes moontlik nie meer alle jaartalle en die presiese volgorde van gebeure helder voor die gees sou kon roep nie. Mistastings, soos reeds op gewys, moet verwag word."[87]

Ons aanvaar Karel Tregardt se volgende woorde: „Louis Trichard . . . behartigde meest de belangen van zijn Veldkornetschap en liet de zaken van zijn uitgebreide boerderij over aan zijn oudsten zoon Karel Trichard . . ." Die herinneringe lui verder dat dit die persoonlike inisiatief van Louis Tregardt

oorsig van Karel Tregardt se herinneringe is deur kapt. Heinrich du Toit neergeskryf en het gedeeltelik op 27 Julie 1896 in *Onze Courant* te Graaff-Reinet verskyn. Die laaste van Karel Tregardt se herinneringe is deur J. de V. Roos te Middelburg, Transvaal, op 19 Augustus 1899 aangeteken, toe eersgenoemde byna 88 jaar oud was (vgl. *Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, pp. 29 en 47).

Die meeste bekende geskiedskrywers – vanaf Preller – het te veel op Karel Tregardt se herinneringe gesteun; en waar een historikus sekere feite onkrities aanvaar het, is dit dikwels deur ander ook aanvaar en daarop voortgebou. Derhalwe het dit nodig geword om die kernfeite aan die hand van die betroubaarste bronne opnuut vas te stel. Ons gee slegs enkele voorbeelde. Volgens Odé se notas verklaar Karel: „Louis Trichardt was veldkornet van wijk Smaldeel in Somerset Oost." (p. 4.) Hy was in werklikheid *provisionele* veldkornet van die wyk *Oos-Rietrivier* van die distrik Somerset. (Smaldeel beteken wyk.) Louis Tregardt het nie – soos sy seun verklaar – in 1832 reeds sy sake in die Kolonie afgehandel en met sy gesin na Kafferland weggetrek nie. (*Vm.*, II, p. 5.) Dit het 'n jaar of twee later geskied. Oor wanneer sy vader die landstreek van Hintsa verlaat het, weerspreek Karel Tregardt homself in die beskikbare tekste. In die Odé-teks verklaar Karel dat Louis Tregardt Hintsa se land sou verlaat het toe dié opperhoof in die Sesde Oosgrensoorlog verwikkel geraak het in April 1835. In die Roos-teks sê Karel: „Na ons vertrek het die 1834-Oorlog gekom." (*Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, p. 29.)

Wat die Odé-teks betref, moet onthou word dat Odé nie 'n opgeleide geskiedskrywer of selfs 'n kenner van die geskiedenis was nie. Eintlik is hy teen sy sin as staatshistorikus aangestel en het min tyd gewy aan onderhoude met bejaarde Voortrekkers. As Hollander kon hy van die Voortrekkers moontlik soms verkeerd verstaan het; en dit is veral sy metode van notering van die herinneringe wat bedenkinge opwek oor die betroubaarheid van die bronne wat hy – na sy ontslag – nagelaat het. Odé se notas is reeds verwerkings van die mondelinge inligting deur hom aangehoor: dit is nie noodwendig die presiese woorde van sy informante nie. Gevolglik kan sy vertolking nouliks onderskei word van die presiese woorde deur sy dikwels hoog bejaarde Voortrekkergetuies gebesig. Vgl. F. J. du T. Spies, „G. A. Odé – Sy bydrae tot ons kennis van die Groot Trek" (in *Historia*, 4de jg., no. 1, pp. 44–50 en no. 2, pp. 119–127, 1959); en Preller-Versameling, Aanwins 787, band 185, p. 6, asook S.S. 4063 (1894), „Grondlijnen van de verschillende trekken der voornaamste Voortrekkers: Louis Trichardt", pp. 71–109, waaruit dit blyk dat Odé se ruwe klad van sy mondelinge inligting hier ontbreek, terwyl twee stelle proewe (verder deur Odé verbeter) nagelaat is. Uit die twee stelle het Preller sy teks in *Vm.*, II, pp. 4–26, aangebied. Preller s'n en Odé se oertekste moet dus uiters versigtig ontleed en met ander bronne vergelyk word.

87. Dit was ook die geval met baie ander Voortrekkergetuies op hoë ouderdom. Vgl. Preller (red.), *Vm.*, I–IV, en Muller, „Veertig Jaar".

was wat sy oudste seun, tesame met Klaas Prins, Jan Pretorius, Hendrik Botha en Gerrit Scheepers, elkeen met hul eie gesinne, aangespoor het om grond in Kafferland te gaan soek. Karel Tregardt word skynbaar deur sy vader vooruit gestuur met hul 1 300 osse en beeste, 8 000 skape en bokke en 33 perde.[88] Karel trek eers met sy vee noordoos na die Swart-Kei en gaan later na Hintsa om weigrond van hom te huur. Die Wesleyaanse sendeling eerw. John Ayliff, wat 'n dagboek gehou het, vertel sowat 20 jaar later dat toe hy inwonende sendeling te Butterworth was (op die hoofpad tussen die Kolonie en Port Natal) hy dikwels met ontevrede en verkennende grensboere kennis gemaak het. „About the latter end of 1832," so getuig hy, „some Boers visited Hintsa, the Chief of Kaffraria, with the view of obtaining a Settlement in a part of his country – the results of this visit was, that L. Tregard and about 30 families, became located in the country north of the Tribe in the country of the White Kei." Dan voeg Ayliff by: „this was the first party which moved out of the Colony, this people, then living 60 miles from my station, I visited, and imparted to them the ordinances and blessings of our holy religion."[89] Die sendeling wat goed op hoogte was met gebeure in Hintsa

88. S.S. 4063 (1894), Odé-stukke, p. 85, afgedruk met geringe taalkundige wysigings deur Preller in *Vm.*, I, p. 4. Die Roos-teks gee 80 perde. Geoordeel volgens die Opgaafrol van 1825 (J. 152: wyk Rietrivier, no. 111) en die genoteerde vee in Louis Tregardt se *Dagboek* (Le Roux [red.], pp. 11 en 27), gedurende Januarie en April 1837, het Karel Tregardt hier hul veebesit heelwat te hoog opgegee. Die vee kon natuurlik in die Kolonie te laag opgegee gewees het en op trek het heelwat vee verlore gegaan. Later het Prins aan die Van Rensburg-trek behoort (*Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, p. 29, en Nathan, *The Voortrekkers*, p. 93).

89. Mss. Notes „The Emigration of the Boers", p. 13, M.S. 15,292 (Methodist Archives). Die taal is effens deur my gewysig.

In 'n ander geskiedkundige fragment, ook ná die tyd opgestel, gee Ayliff die volgende relaas van „a series of the most trying circumstances to the mission family and to the people residing under our care" en beklemtoon dat „these trials were particularly felt in 1834 at Butterworth". „In this year," sê hy, „an important circumstance transpired in the Country of Hintza. A number of Dutch Farmers with their flocks and herds and slaves left the Colony and settled in a part of this country. The leader of the party of Emigrants was Lois Trekhard, a person of very strong passions, and which were evidently excited in opposition to the Colonial Government. Three of this party, altogether about thirty in number, visited the 'great place', the residence of Hintza, and remained there for several days. On visiting the 'great place' while these men were there, they manifested in their looks and remarks that I was to them, an unwelcome visitor. Whatever their business was at that time, I am not able to say, the result however was that Hintza gave them a fine tract of country about 60 miles north of the 'great place', on the river called by the Colonists the 'Wit Kei'." Kyk Acc. 80 (6): Ayliff Papers, pp. 28–29 (K.A.). Die punktuasie en hoofletters is soms effens deur my gewysig. In Ayliff se dagboek word Louis Tregardt nie vermeld nie. Sonder om name te noem, meld die sendeling in sy dagboek op Saterdag, 26 September 1834, „in the evening I preached to a party of Dutch Farmers who was returning from the coast to the country which they at present occupy north of this". (Acc. 80 (2): Ayliff Papers, Journal, March 1832 – June 1850).

se land, en tewens gereeld aantekeninge gemaak het van wat om hom plaasgevind het, bevestig dus Karel se getuienis dat Louis Tregardt hom met sowat 30 boeregesinne in Hintsa se land gevestig het. Die koppie waar hy hom gevestig het, dra vandag nog sy naam en lê suidoos van die latere dorp Lady Frere en in die noordwestelike punt van die huidige distrik St. Marks. Dit is digteby die Indwerivier, 'n sytak van die Wit-Kei.[90]

Aangesien Karel Tregardt se chronologie hier onder verdenking is, moet ons verder op amptelike kontemporêre dokumente steun. Hierbo het ons gesien dat Louis Tregardt vermoedelik in die eerste weke van 1834 finaal van sy woonplek in die Kolonie weggetrek het.[91] Sy seun Karel het toe uit Kafferland teruggekeer om ook sy eie sake af te handel. Op 15 Januarie 1834 skryf siviele kommissaris Ziervogel van Somerset aan siviele kommissaris Campbell van Albanie: „There is a report in Circulation, that several of the Inhabitants of this District intend to quit the Colony and take up their abode beyond the Boundary; – and that some of them are actually removing with such property as they have, including Slaves."[92] Twee dae later rig Campbell die volgende woorde aan die waarnemende Kaapse regeringsekretaris: „Within the last fortnight a report has been in circulation that a number of the farmers of both these districts (d.w.s. Albanie en Somerset), being dissatisfied with the approaching liberation of the Slaves, intend to proceed to beyond the Northward boundary of the Colony to take their Slaves with them, and to occupy land which has been abandoned by the natives." Dat sommige Boere dit oorweeg om die Kolonie te verlaat, ag Campbell glad nie onwaarskynlik nie want daar is heelwat Boere uit die distrik Graaff-Reinet en ander westelike distrikte reeds by Buffelsvlei oorkant die noordoostelike grens van die distrik Somerset gevestig. Die siviele kommissaris voeg egter by „but assuredly the emancipation of the Slaves although it may be made as a pretex, has no influence on this movement, for out of the number who have been named to me as intending to depart, one only is a Slave owner and he is well aware that the time was approaching when he would be called on either to relinquish his land or to dispose of his Slaves – I shall communicate further on this latter point next post."[93] Op 24 Januarie 1834 skryf Campbell in sy beloofde brief dat hy 'n brief van resident-magistraat Ziervogel van Somerset aan die Kaapse regeringsekretaris gerig, nou aan hom deurstuur. Hoewel aan die regeringsekretaris gerig, is dit eers aan Campbell vir sy eie inligting gestuur. Dan sluit Campbell sy brief soos volg af: „With regard to Louis Trigard

90. Preller, *Vm.*, p. 3 en Suid-Afrika 1: 250 000 Topokadastrale, Kaart 3126, Queenstown (Feb. 1971).
91. Ay. 8/85: Erasmus aan Campbell, 5 Feb. 1834, ongenommer en bladsy ongenommer; Transfers and Mortgages, 1–11 Okt. 1839, nos. 99 en 100, T. 1233 en T. 1234 (Kaapse Kantoor van Aktes).
92. Ay. 8/85: oorspronklike brief, ongenommer en bladsy ongenommer.
93. Ay. 9/7: Campbell aan waarn. Regeringsekr., 17 Jan. 1834, pp. 126–127.

Sr. (?) mentioned by Mr Ziervogel, he is the same to whom I alluded at the close of my last letter as being possessed of Slaves – I had seen him a few days before he called on the Resident Magistrate (although he concealed that fact from Mr Ziervogel) and he denied to me that he had any intention of proceeding beyond the Klaas Smiths River – I understand since that he has abandoned his intention, if he entertained it, of quitting the Colony."[94]

Uit hierdie getuienis is dit duidelik dat Louis Tregardt besig was om onder die dekmantel gereed te maak om 'n groterige groep grensboere na Kafferland te lei. Van sy plase is reeds verkoop en sy agent Van Aardt het sy volmag om sy laaste plaas ook van die hand te sit.[95] Soveel geheimhouding as moontlik onder sy besondere omstandighede word toegepas. Nieteenstaande wette daarteen, neem hy al sy tien slawe saam. Hy is verreweg die grootste slawebesitter: die sowat 29 ander gesinne beskik tesame oor slegs vyf slawe.[96] Ook hierin neem hy dus die voortou. In die Kolonie is sy probleme om voldoende arbeid en weiveld te bekom en te behou. Titelaktes op die sentrale sektor van die Oosgrens het naamlik gebruikers van slawearbeid gepenaliseer. Tensy hul slawe vrygestel word, sou hul nie permanente erfpagplase kon verwerf nie. Aangesien groot vertragings met die opmeting van plase en uitreik van grondbriewe dié boere reeds 'n gevoel van onsekerheid t.o.v. hul grondbesit gegee het, sou die direkte koppeling van arbeid met vaste grondbesit verder bydra om beweeglikheid onder hulle te bevorder.[97] Onder die boere op die sentrale sektor van die Oosgrens was Louis Tregardt 'n natuurlike leier. In 'n sekere sin was hy 'n te suksesvolle boer wat te veel vee besit het om onder sulke toestande van onsekerheid voldoende weiding (op vaste erfpagplase) en voldoende arbeid (in die vorm van behoorlik beheerde slawe) sy boerdery in die Kolonie te kon voortsit. Oorkant die Oosgrens, na die noordooste, het hy gemeen om vrylik oor grond en arbeid te beskik. Die ou grensprobleem om kontak van oorkant die grense met die grensdorpe te behou om voorrade te bekom om 'n beskaafde lewe te kan voer, duik onmiddellik hier op. Louis Tregardt en sy trekgeselskap se voorraad buskruit, lood en tin moet gereeld aangevul word: iemand moet dit aan hulle vanuit die Kolonie lewer ('n groot risiko met gevolglike hoë koste) of hulle moes dit self in die grensdorpe gaan haal.[98]

94. *Ibid.*, pp. 128–130 (aanhaling op p. 130).

95. Transfers and Mortgages, 1–11 Okt. 1839, nos. 99 en 100, T. 1233 en T. 1234 (Kaapse Kantoor van Aktes).

96. C.O. 2749: no. 100, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 12 Sept. 1834, en verklaring van Philis, 10 Sept. 1834 te Grahamstad voor Campbell, bladsye ongenommer. Die afskrif deur Theal gemaak berus op pp. 21–24 van „Documents bearing upon the Emigration of the Dutch Farmers", Cory-biblioteek, Film 83, I, D/C 13, in T.S.A. 'n Getikte kopie van Theal se afskrif is in die Suid-Afrikaanse Biblioteek.

97. C.O. 8460: no. 37, memorie deur 121 inwoners van die wyk Oos-Rietrivier aan Bourke, ongedateerd (1827); Ay. 9/7: Campbell aan waarn. Regeringsekr., 17 Jan. 1834, p. 127.

Toe Louis Tregardt en sy seun Karel gedurende Januarie 1834 hulle grondtransaksies in die Kolonie afgehandel het, en hy Campbell te Grahamstad en Ziervogel te Somerset gespreek het, sou hy na alle waarskynlikheid die geleentheid benut het om op albei dorpe voorrade aan te koop. Vir die lang reis na Kafferland sou vader en seun hoofsaaklik ammunisie in hul waens gelaai het. Die gewone voorsorgmaatreëls sou nodig wees: dubbele bodems in hul waens en die stuur van vertrouelinge om vooruit te gaan om ammunisie te begrawe. Natuurlikerwyse moes daar geheimhouding wees oor toekomsplanne. Dit kan ook uit Campbell se briewe afgelei word. Eers bepaal dié beampte dat Louis Tregardt oor die grens gaan trek. Nog in Januarie noteer Campbell dat Tregardt aan hom persoonlik ontken het dat hy enige bedoeling het om tot oorkant die Klaas Smitsrivier (sedert 1829 die koloniale grens) weg te trek. Nog later verneem Campbell dat Tregardt sy trekplanne sou laat vaar het.[99]

Onder die sowat dertig gesinne wat hulle gedurende die grootste deel van 1834 in Kafferland gevestig het, tref ons dié van 'n familielid, Frans van Aardt, en verder van Hans van der Merwe en Sybrand van Dyk aan. Deur die gesin van Adriaan de Lange met sy vier seuns, Adriaan, Hans, Robert en Gerrit, skakel Louis Tregardt nóu met die verkenningsbeweging van die Oosgrensboere.[100] Soos reeds hierbo herhaalde kere aangetoon, het Johannes („Hans Dons") de Lange heelwat te doen gehad met verkenningstogte na die noorde en noordooste. Hy was reeds op die swartlys van die Britse regering en sou nie maklik weer toestemming ontvang om vanuit die Kolonie te gaan verken nie. Nou trek hy in 'n bondel ander Boere na Kafferland van waar hy gedurende die tweede helfte van 1834 vir Piet Uys op sy bekende kommissie na Natal vergesel. Belangrike inligting kan dus aan Louis Tregardt voorsien word aangaande toestande in die Noorde en by uitstek om Port Natal, in Zoeloeland en die ontvolkte streek tussen Kafferland en Natal. Alhoewel ons nie weet wat die verstandhouding tussen Louis Tregardt en Hans de Lange was nie, is dit duidelik dat die leier van die „Voorste Mense" homself vroeg in 1834 wetend of onwetend strategies geplaas het: baie dinge sou gedurende 1834 in die Kolonie en in Kafferland gebeur. Die vrystelling van die slawe het voor die deur gestaan en in die sentrale sektor van die Kaapse Oosgrens was daar heelwat onrus. Deur die goed ingeligte baasverkenner Hans de Lange, sou hy baie van die beplanning van Piet Uys se belangrike verkenningstog kon verneem en vanselfsprekend sou Tregardt reëlings tref om

98. J. de V. Roos, „Carel Trigardt" (in *Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, p. 29).

99. Ay. 9/7: Campbell aan waarn. Regeringsekr., 24 Jan. 1834, p. 130. Vir probleme i.v.m. die oorneem van ammunisie oor die koloniale grens kyk Muller, *Karel Landman op Trek*, pp. 13–15.

100. C.O. 2749: no. 100, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 12 Sept. 1834, en verklaring deur Philis, 10 Sept. 1834 te Grahamstad, bladsye ongenommer; kopie van lys van slawe-eienaars, ingesluit in no. 121, Somerset aan Regeringsekr., 14 Nov. 1834, in C.O. 434 (ongenommer).

oor die resultaat daarvan ingelig te word.[101] Met Hintsa, die opperhoof van die Oostelike Xhosas (die Gcaleka), sou Louis Tregardt beter kennis maak, want dié opperhoof het in September 1834 sy hoofkwartier van digteby die huidige Butterworth na die binneland langs 'n sytak van die Wit-Keirivier verskuif.[102] Sedert die derde kwart van 1834 sou Tregardt dus meer te wete kon kom van gerugte van naderende onheil in Kafferland. Ook dáár sou hy die tekens van die tye kon lees soos sekerlik min ander Voortrekkerleiers. As Tregardt sou besluit om na Natal te gaan, kon dit òf langs die Transkeise kusroete, òf deur die binnelandse roete deur die Transkei, òf oor die Hoëveld van die Transoranje geskied. Indien hy langs die kuspad sou wou reis, kon hy dit 60 myl suidoos by die Wesleyaanse sendingstasie Butterworth bereik; deur die Transkeise binnelande was die pad nog korter; en indien hy die Oranjerivier wou oorsteek, kon hy dit doen op voëlvlug sowat 90 myl noordwes te Buffelsvlei (die huidige Aliwal-Noord).

Ofskoon oorkant die koloniale grens, was hy tog glad nie buite bereik van die boere op die sentrale sektor van die Oosgrens nie. Inderdaad was daar goedgebaande wapaaie tussen die grensdorpe en die drif van die Wit-Keirivier wat na Tregardt se nedersetting gelei het. Toe Philis, Louis Tregardt se wegloperslaaf, vroeg in September 1834 terugloop na Albanie, sien hy hoedat sewe waens op pad is na sy meester se woonplek digby die Wit-Kei se drif.[103] 'n Man te perd kon spoedig met die koloniale Boere kommunikeer en per ossewa kon ammunisie en ander voorrade aangebring word. Die kronkelende grens langs die Swart-Kei en Klaas Smitsrivier was nie streng bewaak nie.[104]

Oor Louis Tregardt se grondreëling met Hintsa bestaan daar minder sekerheid as wat blyk uit Karel Tregardt se herinneringe op hoë ouderdom, wat deur heelwat historici in besonderhede net so aanvaar is. Al wat aanvaar kan word, is dat Louis Tregardt terwyl hy nog provisionele veldkornet van die wyk Oos-Rietrivier was, die inisiatief geneem het om onderhandelings deur sy seun Karel met Hintsa te laat aanknoop. Dit sou uitkoms verleen aan talle gesinne van wie se lastige probleme van sekuriteit van grondbesit in sy wyk en die aangrensende Somersetse grenswyke, hy bewus was. Diep in die binneland van die Transkei, digby die Indwerivier, wat uit die Stormberge vloei, in 'n relatief onbevolkte gebied, word 'n landstreek ruim genoeg vir omtrent 30 ekstensiewe veeboere met groot kuddes, van die Gcaleka opperhoof gehuur. Karel Tregardt skat later die Tregardts se eie grond op

101. Vgl. Hans de Lange se rol voor en op die Uys-kommissie in Hoofstuk VIII.
102. Acc. 80 (2): Journal of John Ayliff, 3 Sept. 1834 (K.A.). Kyk verder I.B., no. 503 (1837), Caffre War, H. G. Smith aan D'Urban, 17 April 1836, p. 34.
103. C.O. 2749: no. 100, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 12 Sept. 1834, verklaring deur Philis, 10 Sept. 1834 (ongenommer). Vgl. my Plaat 13 en Kaart van 1836 en Kaart M 2/873: Eastern Province of the Cape of G.H. and Kaffirland, 1835 (fotokopie goedsgunstiglik deur B. J. Liebenberg onder my aandag gebring).
104. Kyk my Plaat 13.

sowat 12 000 morg. Oor die termyn van huur begaan Karel in 1894 'n laat negentiende-eeuse anachronisme. Hy meld naamlik dat 'n 99-jarige kontrak met Hintsa gesluit is.[105] Hoe lank Louis Tregardt van plan was om daar te bly, en wat die planne van sy volgelinge was (en veral van dié wat nie saam noordwaarts sou trek nie) kan ons nie maklik rekonstrueer nie. Aan Odé laat sy seun Karel hom wel daaroor uit: „Hier zou de familie Trichardt zich vermoedelik voor altijd gevestigd hebben ware niet Hintsa in oorlog met de Engelse geraakt in April 1835, waarop de familie Trichardt deze plaats verlaat".[106] Moontlik vloei Karel se verklaring voort uit sy vroeëre bewering oor die sluiting van 'n 99-jarige kontrak. In sy onderhoud met J. de V. Roos 'n paar jaar later, weerspreek Karel Tregardt homself met die volgende woorde: „Na ons vertrek het die 1834-Oorlog gekom".[107]

Soos hieronder aangetoon word, het Louis Tregardt sy trek vermoedelik reeds teen die einde van 1834 uit Kafferland noordweswaarts op pad na die Bamboesberg begin weglei, in 'n duidelike poging om later in die noorde die Oranjerivier oor te steek.[108] Dit skyn asof Louis Tregardt met sy 30 gesinne – soos honderde gesinne gedurende die twintiger- en vroeë dertigerjare dit reeds in die Transoranje gedoen het – hulle tydelik as beweeglike veeboere in Kafferland gevestig het. As die beste onmiddellike uitvlug is dié reëling met Hintsa getref, net soos reëlings in die Transoranje met Adam Kok en ander Nie-Blanke hoofde getref is. Op 'n relatiewe rustige, strategiese plek by die Indwerivier kon voldoende weiding aan groot kuddes voorsien word, en kon 'n afwagtende houding ingeneem word totdat ook meer nuwe inligting oor die ooskus van Suidelike Afrika verkry kon word.[109] Die energieke, deurtastende grensboerleier, Louis Tregardt, was wesentlik in beheer van sy lot: *hy* sou hom nie laat domineer het deur tydelike omstandighede nie, *hy* sou hom nie permanent vestig onder 'n Bantoe-opperhoof en afhanklik bly van sy voorrade van die Britse Kaapkolonie nie. Vir hom het die bykans onbeperkte landstreke waarvan hy van „Hans Dons" de Lange verneem het, met hul Afrikaanse ooskushawens sonder die Britse vlag of probleme met dié owerheid, te sterk gewink. Verdere probleme in Kafferland, van watter aard ook al, sou hom dus noordwaarts laat beweeg. Dan sou die negatiewe ontvlugtingsmotief 'n sterk stukrag aan die positiewe vestigingsmotief verleen.

Langs watter weg, met presies hoeveel persone in sy aanvanklike trekgeselskap, en presies wanneer Louis Tregardt hom in Gcalekaland gevestig het, weet ons nie. Hy kon laat in Januarie of vroeg in Februarie, toe hy van

105. Preller, *Vm.*, I, p. 5. Dit was veral Preller wat deur sy „Inleiding" tot sy *Dagboek van Louis Trichardt*, Kaapstad ens., 1938, p. LIV vlg. ander skrywers beïnvloed het.
106. *Vm.*, I, p. 6.
107. *Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, p. 29.
108. Sien egter nog later in hierdie hoofstuk die tweede alternatief, nl. dat Tregardt eers vroeg in 1835 uit Kafferland na die Bamboesberg kon getrek het.
109. John Ayliff, Mss. Notes „The Emigration of the Boers", p. 13, MS. 15, 292 (Methodist Archives, Rhodes-Universiteitsbibl.).

sy veldkornetskap afstand gedoen het, reeds direk daarheen gegaan het, of met so 'n ompad dat hy eers teen die middel van die jaar 1834 sy bestemming bereik het. Vermoedelik het Louis Tregardt vroeg in 1834 daarheen gegaan en toe in Junie na die Kolonie teruggekeer om verdere voorrade aan te koop. Sy slaaf Philis het beweer dat hy ongeveer in Junie by Wright se winkel in Grahamstad een groot vat en twee klein vaatjies buskruit in sy meester se wa moes laai. Verder verklaar hy dat Louis Tregardt probeer het om dit geheim te hou. Kort na Tregardt se terugkeer na Kafferland, sou hy handelsware gekoop het van 'n besoekende smous McDonald, wat sou belowe het om buskruit binne twee maande in 'n spesiaal vervaardigde vals bodem in sy wa aan Tregardt te lewer. Dan vertel Philis dat sy meester en die ander Boere wat daar gevestig was, nie voornemens sou wees om na die Kolonie terug te keer nie, maar in die rigting van Natal wou trek om hulle so ver as moontlik van die Engelse te verwyder. Blykbaar het Philis en Louis Tregardt se nege ander slawe bevrees geraak vir die lang gevaarvolle reis wat hulle gemeen het voor die deur gestaan het en sou hulle (soos baie ander slawe en bediendes voor hulle) die geleenthede probeer benut om terwyl hul meester nog digteby die Kolonie was, te ontsnap en daarheen terug te keer. Vandaar die dreigemente wat Louis Tregardt sou geuit het om sy slawe te intimideer om nie nou sy diens te verlaat nie. Philis het hierdie aspek oormatig sterk in sy getuienis beklemtoon, want soos ons uit Louis Tregardt se dagboek kan aflei, was hy nie 'n wrede meester nie. Ook benadruk Philis die begryplike anti-Britse gevoel van sy meester.[110]

D. Campbell, die siviele kommissaris en resident-magistraat van Albanie, voor wie Philis sy beëdigde verklaring op 10 September 1834 afgelê het, het reeds tevore van ene G. Rennie verneem dat Louis Tregardt se geselskap 15 slawe die koloniale grens oorgeneem het. In Campbell se rapport aan D'Urban op 12 September sê hy dat hy verwag het dat die slawe sou wegloop en na die Kolonie sou terugkeer.[111] Nietemin is nie gewag dat dit moes gebeur nie, maar is kaptein A. B. Armstrong 'n aantal weke later met 'n afdeling Cape Mounted Rifles gestuur om die slawe te gaan haal. Dié offisier vind baie van die Boere in Tregardt se geselskap op goeie veeplase gevestig. Hul vee was dan ook in 'n beter toestand as die vee in die Kolonie. Armstrong rapporteer: „By advice and conciliation I may venture to say, that most of the farmers in this part of the country might be induced to return to the Colony. I believe however that some few are lawlessly inclined, and have boasted much

110. C.O. 2749: no. 100, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 12 Sept. 1834, verklaring deur Philis, 10 Sept. 1834 (ongenommer).

111. Ay. 9/7: ongenommer, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 11 Sept. 1834, p. 209; C.O. 2749: no. 100, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 12 Sept. 1834. George Rennie was 'n goed ingeligte Britse Setlaar in die strategies geleë wyk Baviaansrivier, wat meermale inligting aan die owerhede verskaf het. Vgl. L.G. 55: no. 62, pp. 70–73 en C.O. 4365: ongenommerde oorspronklike private brief, Rennie aan Campbell, ongedateerd maar ontvang op 7 Junie 1834, bladsye ongenommer.

as to their determination of retaining their slaves, and continuing across the boundary. Great allowances may be made for many of them, as they have large stocks of cattle and sheep, and have been compelled to migrate, either from the drought or from not having any fixed place of residence. They have many Kaffers, and a few Mantatees in their employ. We met with some few Hottentots, also in their employ, but they preferred remaining here to returning." Armstrong rapporteer verder dat die verskyning van sy soldate aanvanklik 'n groot opskudding onder dié Boere veroorsaak het en dat daar tewens 'n neiging was om weerstand te bied. Hy kon egter die 14 slawe uit hul besit verwyder.[112]

Armstrong moes ongetwyfeld 'n proklamasie, kort tevore deur die goewerneur bekend gemaak, onder Louis Tregardt en sy geselskap se aandag gebring het. Vermoedelik juis na aanleiding van Tregardt en sy geselskap se optrede, is daar op 11 September 1834 geproklameer onder die volgende motivering: „Whereas it has been represented to me that the Laws now in force, prohibiting Persons from crossing the Land Boundaries of the Colony, and carrying or removing Slaves beyond the same, have of late been infringed . . ." Daar word eers beklemtoon dat dit reeds onwettig is om die koloniale grens oor te steek sonder 'n skriftelike paspoort, geteken deur die siviele kommissaris van die distrik waardeur so 'n persoon die Kolonie sal verlaat, en die offisier in bevel van 'n militêre mag, wanneer hy daar gestasioneer is. Oortreders sal progressief swaarder gestraf word deur hoër boetes of langer tronkstraf op te lê.

Verder word daar gewys op die swaar boete van £50 wat op persone gelê kan word wat sonder die voorgeskrewe lisensie handel drywe met Nie-Blankes oorkant die koloniale grense. Wat die wetgewing rakende die afskaffing van slawerny betref, word beklemtoon dat enige persoon wat slawe verwyder vir elke oortreding met £100 beboet kan word „for each and every Slave so carried away or removed, and all Property or pretended Property in such Slaves or Persons as aforesaid, shall also be forfeited." Verder word daarop gewys dat skuldiges tot bandiete („Felons") verklaar kan word en as sodanig „shall be transported beyond the Seas for a term not exceeding fourteen Years, or shall be confined and kept to hard labor for a term not exceeding five Years, not less than three years . . ." Ten slotte word 'n proklamasie uitgereik dat alle persone wat slawe uit die Kolonie oorkant die grense neem, en daarmee die bepalings van hierdie wette oortree, „will be prosecuted with the utmost rigour of the Law".[113]

112. C.O. 434: Armstrong aan Somerset, Klip Plaats Institution, 9 Nov. 1834, kopie ingesluit in no. 121, Somerset aan Regeringsekr., Grahamstad, 14 Nov. 1834 (bladsye ongenommer). Hoofletters en punktuasie effens gewysig. Omdat die geïsoleerde huishoudings deur sowat 15 tot 35 man omsingel is, was daar geen sprake van 'n suksesvolle weerstand nie. Vir die grootte van patrollies vgl. L.G. 12: Stockenstrom aan Prov. Veldkornet, 12 Mei 1830, p. 110 en 'n mondelinge mededeling van mnr. J. de Villiers, M.A., oor 'n patrollie teen ongeveer 1832.

As motivering vir sy verwydering van die 14 slawe moes Armstrong die inhoud en betekenis van die Proklamasie teenoor die groepie boere verduidelik het. Uit Armstrong se brief aan Campbell, waarby ingesluit is 'n brief van Tregardt aan Campbell, gedateer Indwerivier, 4 November 1834 (met 'n verdere brief van ene J. Christiaan Muller aan Tregardt, Keirivier, 9 Julie 1834), blyk dat Tregardt onder die indruk kon verkeer het dat hy tot op daardie stadium nog geregtig was om sy slawe oorkant die grens aan te hou. Toe Armstrong met sy oormag van Cape Mounted Rifles onder leiding van Philis, ook te perd, Tregardt se plaas omsingel en op sy slawe beslag lê, skryf Tregardt op hierdie historiese dag van sy lewe – 4 November – aan Campbell as siviele kommissaris te Grahamstad: „Ik heb van C: J: Muller een brief ontfangen uit order van u dat wanneer de Proclamatie van de Slaven rond gaat ik als dan de Slaven op de grins leveren moed, en om dat ik tans over de lemiet woond heb ik zelfs vernomen en verstaan dat de Slaven tegens de eerste Decimber aan staande Present moet weesen: dus was mijn mening om hun tegens die tijd daar te bringen" en hy noem as getuies Piet Uys en twee lede van sy verkenningskommissie.[114] Aan hulle moes Tregardt vermoedelik in September gesê het dat hy met die datum waarop die slawe vrygestel sou word, sy slawe binne die Kaapkolonie sou terugbesorg. Dat Tregardt rede gehad het om te glo dat sy vertolking van die posisie i.v.m. sy slawe korrek was, blyk uit Muller se brief aan hom. Daarin skryf Muller skynbaar „uijt order van de Sivili Comsaars D. Kambelle dat heij U raaijd Niet als een regter maar als een vriend wanneer dat de Proklemasi ront gaat van de slaven dat u de slaven op de gre(n)sen lever. De Kommesaars heef meijn versog om aan u te Sreijffen".[115] Hoe Muller onder die misverstand gekom het, is nie bekend nie. Tot met die koms van kaptein Armstrong en sy troepemag het Tregardt egter geglo dat hy nog binne die wet opgetree het. Die feit dat Tregardt foutiewelik geglo het dat hy eers verplig sou wees om sy slawe na die Kolonie terug te bring wanneer die proklamasie sirkuleer, het 'n belangrike uitwerking op sy lewe gehad. Die summiere konfiskering van al sy slawe moes Tregardt hewig ontstel het. Nie alleen moes hy baie van sy opgeleide arbeiders skielik ontbeer nie, maar daar hang tewens 'n swaar straf oor sy hoof. Die gebeure op 4 November 1834 het 'n vername skakel in die beweeglike fase van sy loopbaan voorsien. Groter beweeglikheid het gevolg, nog voordat hy daarvoor gereed was. Gelei deur Philis, het die oormag van

113. *Em Docs.*, D/C 13, Film 83, reel I, Cory-bibl., T.S.A., pp. 22–24. Die Proklamasie was 'n produk van D'Urban se onderhandelings met die Prokureur-generaal, 5–10 September 1834 (*kyk Em. Docs.*, pp. 18–21).

114. Vir die volledige teks van die brief kyk Bylae 2, no. XI. Alhoewel Armstrong in sy ongenommerde brief van 9 November 1834 aan Campbell in Ay. 8/85 sê dat hy Tregardt se brief insluit, is dit eers later in dié band ingebind, met 'n Engelse vertaling.

115. Die volledige teks van J. C. Muller se brief, gedateer 9 Julie 1834, word in Bylae 2, no. X, gegee. Dit is in Ay. 8/85 ingesluit met 'n Engelse vertaling.

berede soldate direk na Tregardt se plaas gegaan, op al sy slawe beslag gelê, insluitende September (18), Oktober (15), November (13), Desember (10). Die volgende dag is Frans van Aardt se Adonis (19) opgeëis, twee dae later Galant (50) van Stefanus de Beer, en op die 8ste November ook Sarah (16) van P. George Jordaan. Deur die blote getal van sy slawe, en ook omdat daar so min slawe onder die buitekoloniale grensboere in Tregardt se omgewing aanwesig was, is 'n wig ingedryf deur Armstrong se koms tussen Tregardt en feitlik al sy bure in Gcalekaland. Dit sou 'n verdere breuk in die latere Voortrekkerleier se loopbaan beteken. Baie min, indien enige, van die 30 families wat saam met hom in Gcalekaland gewoon het, sou hom op die volgende fase van sy omswerwing vergesel. Dit verklaar moontlik gedeeltelik die beperkte getalsterkte van die trekgeselskap waarmee hy uiteindelik noordwaarts beweeg.

Uit Armstrong se begrypende houding teenoor Tregardt en sy groepie boere kan 'n mens aflei dat hy Tregardt tot kalmte sou gemaan het en hom selfs gepaai het. As ou bekendes wat saam op dieselfde deel van die Oosgrens lief en leed gedeel het, sou mens so 'n begrypende houding verwag. Armstrong verduidelik dat hy nie vir Tregardt in hegtenis neem nie. Tregardt het nog Nie-Blankes in sy diens en sou in Gcalekaland maklik verdere Nie-Blankes kon werf. Terselfdertyd sou hy ook aan Tregardt verduidelik het dat, indien hy volgens die proklamasie beboet sou word, hy feitlik geruïneer kon word. Buitendien kon hy ook tot bandiet verklaar word en dan jare lank uit die Kaapkolonie gedeporteer word. As ontvanklike jong man van sowat 30 jaar tevore moes Tregardt die vroeëre deportasies van opstandige grensboere nog goed onthou het. Dat dieselfde lot hom op hierdie stadium kon tref, was ontstellend. Aangesien hy met nie minder as tien slawe die Somersetse grens oorgesteek het nie, terwyl al die ander boere in sy geselskap gesamentlik slegs vyf meegeneem het, was 'n jarelange verbanning uit sy geliefde Oosgrenslandstreek 'n onbetwisbare moontlikheid. Vir Tregardt, wat reeds in sy vyftigerjare was, kon dit inderdaad 'n lewenslange verbanning, weg van alle familie en vriende, boerdery en vaderland beteken.[116]

Uit Armstrong se verslag blyk sy relatief simpatieke benadering van die penarie waarin Louis Tregardt en sy geselskap hulle bevind het. Karel Tregardt het in Augustus 1899 aan J. de V. Roos vertel: „My vader . . . was baie welkom onder die Engelse. Die Engelse het hom liefgehad, omdat hy 'n krygsman was."[117] Dit skyn daarop te dui dat Louis Tregardt – soos Piet Uys – op goeie voet met anti-filantropiesgesinde Britse offisiere was wat sy aan sy moes staan om die grens teen die gemeenskaplike vyand te verdedig. In die uitvoer van Armstrong se instruksies en die deurvoer van Louis Tre-

116. C.O. 434: no. 121, Armstrong aan Somerset, 9 Nov. 1834, met bylae en Ay. 8/85: ongenommer, Armstrong aan Campbell, 9 Nov. 1834, met bylaes (oorspronklike briewe).

117. „Carel Trigardt", artikel in *Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, p. 29.

gardt se aspirasies, ontwikkel daar nou 'n direkte konfrontasie, wat verreikende gevolge vir die leier van die groepie grensboere sou hê. Deur die Somersetse grens na Kafferland sonder skriftelike verlof oor te steek, was al die boere strafbaar, maar slegs Tregardt en hoogstens vier ander boere kon werklik swaar beboet of gedeporteer word. Om moontlik verdere oortreders af te skrik om die voorbeeld van Tregardt as oud-beampte en verreweg die grootste slawebesitter te volg, kon inderdaad van hom 'n voorbeeld gemaak word. Die latere Voortrekkerleier het reeds aandag getrek in hoë amptelike kringe. In hóé 'n ernstige lig die Britse owerheid die meeneem van hul slawe oor die grens beskou het, is deur Armstrong goed by hulle tuisgebring. Dit kon beteken dat terwyl die meerderheid van die boere met 'n geringe straf kon loskom, Tregardt en 'n paar ander slawe-eienaars met hul terugkeer na die Kolonie, selfs om produkte in te ruil en voorrade in te koop, of om hul kinders te laat doop, verpletterend getref sou kon word. 'n Skeiding is bewerkstellig tussen die groepie „wetloses" wat hul terugkeer na die Kolonie goed sou moes oorweeg en die orige groot groep wat nie ernstige probleme sou ondervind nie.[118] Vir Tregardt en sy groepie was dit lewensbelangrik om allereers by die owerheid bevestiging te verkry oor presies aan watter strawwe hulle hul blootgestel het, en desnoods ook hoe die owerheid die strafuitoefening gaan hanteer. Vandaar dat hulle dringend met bovermelde eerw. John Ayliff in verbinding tree en hom versoek om namens hulle navrae te doen.

Dié Wesleyaanse sendeling rig dan die volgende brief op 20 November 1834 vanaf Butterworth-sendingstasie aan die siviele kommissaris van Albanie: „The Dutch farmers residing in the unoccupied portion of country north of this station, respectfully solicit information as to their present circumstances.

They having heard that upon their return to the Colony they will subject *themselves to transportation for seven years.*

And being at this time in very destitute circumstances for provisions beg to know from you, Sir, what they are to do, as they are now anxious to enter the Colony to supply themselves with corn etc., also fully to arrange their concerns which at this are in an unsettled state in the Colony.

They state that necessity drove them to seek pasture for their flocks and herds and that before they left the Colony they gave regular information to the authorities. They anxiously solicit information from you, to be conveyed to them thro' me."[119]

Omtrent dieselfde tyd het kapt. Armstrong met sy troepemag en 14 slawe in Grahamstad aangekom. Sy skriftelike en moontlik ook mondelinge verslag oor Louis Tregardt word aan Duncan Campbell gegee, wat dit op 21 No-

118. C.O. 434: no. 121, Armstrong aan Somerset, 9 Nov. 1834 en Ay. 8/85: alles ongenommer, G. C. Olivier aan Campbell, 7 Nov. 1834 (oorspronklike).

119. Die oorspronklike brief berus in Ay. 8/85: alles ongenommer. Die punktuasie en hoofletters is hier gewysig. Cory druk dit redelik akkuraat af in *The Rise of S.A.*, II, pp. 462–463.

vember 1834 aan die Kaapse regeringsekretaris deurstuur. So word die owerhede deeglik bewus van die latere Voorste Voortrekker se optrede, sy vestigingsplek, sy houding teenoor die Britse regering, en kry selfs 'n aanduiding van sy toekomsplanne.[120] As gevolg van die soeklig wat aldus op sy doen en late gewerp is, word Tregardt as individu en as leier van 'n groepie Oosgrensboere nou deur 'n moeilike beslissing gekonfronteer: moet hy by die Indwerivier aanbly, binne maklike bereik van 'n oormag Britse troepe, en steeds sy ammunisie en ander voorrade uit Somerset en Albanie aankoop; of moet hy ver noordooswaarts buite bereik van die Britse mag wegtrek? En indien hy moet wegtrek, wanneer? Kan hy enigsins versuim?

Teen September 1834 het die kranige, avontuurlustige verkenner, Hans de Lange (wat met sy vader en broers in noue voeling met Tregardt was) reeds sy perd opgesaal, sy ossewa ingespan en uit Gcalekaland koers gevat om by Piet Uys en sy kommissielede aan te sluit.[121] Intussen kon Tregardt deur Ayliff te Butterworth nuus uit Natal en Zoeloeland langs die gereelde Wesleyaanse posroete verkry. In elk geval moes die geselskap van Tregardt met dié sendeling in verbinding bly om Campbell se antwoord op Ayliff se skrywe te verneem. Wat Campbell se antwoord was, weet ons nie: dit is egter hoogs onwaarskynlik dat Tregardt en sy trekgenote by voorbaat 'n waarborg sou verkry het dat hulle nie vervolg sou word nie, of, indien hulle vervolg sou word, dat hulle nie swaar gestraf sou word nie.

Louis Tregardt hak die knoop nou spoedig deur. Hy word die eerste grensboerleier om die speerpunt van 'n splinternuwe beweging aan te voer. Hy sal hom spoedig onherroeplik van die Britse Kaapkolonie afkeer en ver na die noordooste na 'n eie toegangspoort tot die buitewêreld begin soek, waar hy ongehinderd kan boer en nuwe benodigdhede kan koop.

Uit die beskikbare gegewens skyn dit of Tregardt vroeg in 1834, met die verlating van sy plase in die Kolonie, eintlik sy trek (en daarmee die hele Groot Trek) begin het. Dit blyk uit die amptelike rapporte en uit die stukke uit die Kantoor van Aktes wat vroeër in hierdie hoofstuk ontleed is. Dit blyk verder uit die oor die algemeen geloofwaardige tydgenootlike getuienis van sy 20-jarige slaaf Philis (wat by hom opgegroei het) dat Louis Tregardt en ander Boere „intended not to return to the Colony, that they would proceed in the direction towards Natal, and remove themselves as far as possible from the English."[122] Dit blyk nog verder uit Armstrong se kontemporêre mening dat terwyl die meeste van die Boere wat saam met Tregardt in Gcalekaland gevestig

120. Ay. 9/7: Campbell aan Regeringsekretaris, 21 Nov. 1834, p. 231. Die gebeure is nou ook in *The Graham's Town Journal* van 30 Okt. en 20 Nov. 1834 gerapporteer.
121. Vgl. o.a. *Vm.*, I, p. 275. Vir bevestigende getuienis oor Hans de Lange se optrede kyk Hoofstuk VIII, noot 94.
122. Verklaring van Philis, gedateer 10 Sept. 1834, bladsye ongenommer, ingesluit in C.O. 2749: no. 100, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 12 Sept. 1834.

was, oorreed sou kon word om na die Kolonie terug te keer, daar 'n klein aantal was wat geneig was om „wetteloos" te wees. *Hulle* sou, om weer Armstrong se eie woorde te gebruik, „have boasted much as to their determination of retaining their slaves, and continuing across the boundary."[123]

Of Louis Tregardt homself op hierdie stadium bewustelik gesien het as die leier van die speerpunt van 'n nuwe grootskaalse beweging noordwaarts op in Suidelike Afrika, weet ons nie. Louis Tregardt verstrek die redes vir sy trek in sy dagboek. Op Vrydag 13 April 1838, toe hy die Portugese Goewerneur te Lourenço Marques ontmoet, word hy gevra „wat de reden is dat ik daar van ons land is weggegaan.

Ik z(ei) aan zijne Edelheid: 1ste, dat de grins van twee Colonies door de Swarte Natie is ver(r)inuweerd geworden; 2de, dat de Goevernement alle slaven op vrije voeten steld; 3de dat de Goevernement de Africaander tot soldaat vraag. Daar op heb ik gezeg dat ik na de Portigiese kuste gaan zal."[124]

Karel Tregardt getuig weer in sy herinneringe deur Odé genoteer: „'t Hoofdbezwaar tegen de aanstaande nieuwe gang van zaken was de gelijkstelling van kleurlingen met de blanken."[125] Uit hierdie besonder beknopte oorsake vir die Tregardt-trek is dit reeds duidelik dat die Tregardts rasegte Voortrekkers was. Ons kan begryp dat Louis Tregardt ontevrede sou wees oor die Britse slawevrystellingsbeleid. Die onrus in die distrik Somerset in die dekade vóór die Groot Trek in ag genome, kan die Tregardts se gegriefheid met die Britse beleid teenoor die Xhosas en die Britse gelykstellingsbeleid verstaan word. Louis Tregardt se beswaar dat die owerheid van die Afrikaner 'n gereelde soldaat wil maak, sou eers geld vanaf diep in 1835 toe milisielyste deur plaaslike beamptes opgetrek en na hoëre regeringsinstansies deurgestuur is.[126] Dit verskaf 'n verdere aanduiding dat die Tregardts eers in die tweede helfte van 1835 finaal noordwaarts vertrek.

Wanneer het Louis Tregardt sy lang trek eintlik begin? Sy belangrikste stap was sekerlik die optrek van sy wortels uit sy vaderland in die distrik Somerset en sy verhuising na Gcalekaland. Sonder vollediger gegewens kan nie bepaal word of dit 'n sorgvuldig beplande tussenstadium was op pad na noordoostelike kushawens nie. Dit is moontlik dat hy deur omstandighede, grotendeels buite sy beheer, stap vir stap, van trek tot trek, genoodsaak kon gewees het. Louis Tregardt se tweede belangrike stap het hy vermoedelik vroeg in November 1834 gedoen. Dit skyn asof hy toe finaal besluit het om – soos

123. C.O. 434: no. 121, Somerset aan Regeringsekr., 14 Nov. 1834, met bylae, Armstrong aan Somerset, 9 Nov. 1834, alles ongenommer.

124. *Die Dagboek van Louis Trigardt* (Le Roux [red.]), Pretoria, 1964, p. 176.

125. Preller, *Vm.*, II, p. 4.

126. Vgl. L.G. 55: p. 56 vgl., vir die Somersetse milisielyste. Op 9 Augustus 1836 skryf D'Urban aan Stockenstrom dat hoewel die milisielyste reeds op 28 September 1835 aangevra is, die Somersetse lyste nog nie ontvang is nie (L.G. 54: pp. 197–198). Onder die 176 persone op die lys in Louis Tregardt se wyk Oos-Rietrivier kom sy naam nie voor nie (kyk L.G. 55: pp. 84–90).

sy vader reeds een keer gedreig het om te doen – heeltemal weg te trek van die onrustige grens waar die owerheid hom nie die geleentheid wou bied om in veiligheid te boer nie. Die owerheid het reeds sy vaste arbeiders verwyder en mag enige oomblik homself van sy grond wegneem vir verhoor in 'n koloniale hof en moontlike verbanning oorsee. Uit eie dure ondervinding en die ervarings van familie en vriende moet Tregardt besef het dat verset tevergeefs sou wees: indien hy die gevaar wou ontwyk, moes hy betyds in beweging kom. Hy is reeds gewaarsku dat hy die slawewetgewing oortree het. 'n Troepemag kon enige oomblik opdaag om hom as die hoofskuldige te arresteer, tesame met die ander oortreders; en die meeste van hul besittings kon nog gekonfiskeer word om die swaar boetes te betaal. Soos blyk uit Tregardt se dagboek, was hy nie 'n man wat sou sit en wag dat 'n vyandige opperhoof hom op *sy* tyd kom aanval nie: *hy* neem self die voortou. Uit die beskikbare gegewens en uit die transkripsies in die Preller-edisie van Tregardt se *Dagboek* kan dus afgelei word dat Tregardt op of na 4 November 1834 besluit het om nie op die grasvlaktes by die Indwerivier vasgekeer te word nie. Dit was op dié dag dat Tregardt se orige nege slawe met 'n militêre magsvertoon buitgemaak is. Hy kon self volgende aan die beurt wees. Behalwe die sterk motief om hom dadelik van die gevaarpunt te verwyder, is daar twee fragmentariese aantekeninge in sy dagboek, soos deur Preller afgeskryf, wat tesame daarop dui dat hy wel in November 1834 die Wit-Keirivier weswaarts oorgesteek het en suid van die Stormberge, verby die huidige dorp Sterkstroom, na die Bamboesberg koers gekry het. Onder die los aantekeninge voor in sy dagboek (beweer Preller) is daar 'n nota: „1834, Novimber 7, afgegeven voor rekening van Johannes Rinsburgh, 23½ lb. tabak voor een os tegen 24 Rds".[127] Waar Tregardt binnekort Lang Hans van Rensburg sou ontmoet om 'n lang ent saam met hom te trek, dui die Preller-transkripsie daarop dat Tregardt reeds op 7 November 1834 ruilhandel met Van Rensburg gedryf het. Daaruit kan 'n kontak met Lang Hans net oos van die Oosgrens afgelei word. 'n Verdere los nota in die dagboek van Tregardt (wat slegs deur Preller gevind is) lui: „Bamboesberg, den 30 Novimber . . ." (jaartal onleesbaar).[128] Dit behoort volgens Preller 1834 te lees. Preller se transkripsie kan 'n mens tot die gevolgtrekking bring dat Louis Tregardt heel spoedig na die verlies van sy slawe net buitekant die koloniale grens teenoor die wyk Tarka stelling ingeneem het. As dié afleidings korrek is, dui dit op 'n blitsvinnige trek vlak verby die suidelike helling van die Stormberge en sy Penhoekpas. Tregardt trek egter nie sommer deur dié pas en aan na die Grootrivier nie. Hy trek nog verder wes tot baie naby die koloniale grens; waar hy, volgens kaptein Armstrong se getuienis, weer baie aantreklike plase prysgegee het. Dit wil voorkom asof Tregardt nou finaal beweeglik geword het. Die vernaamste rede vir hom om sowat tien

127. *Dagboek van Louis Trichardt* (Preller [red.]), Kaapstad ens., 1938, p. 6. Sien egter die bovermelde Le Roux-uitgawe, p. 274.

128. *Dagboek* (Preller [red.]), p. 4.

maande lank by die Bamboesberg te vertoef, was om alle benodigdhede vir sy lang trek stelselmatig te ruil of te koop.[129] Dit kon o.a. deur bemiddeling van Hans van Rensburg en sy trekgenote gewees het, of deur sy eie trekgenote wat vryer as hy kon beweeg en na dorpe kon gaan. Alle skulde kon nou wedersyds in die Kolonie vereffen word en die kontant desnoods ook aangewend word om by uitstek ammunisie van smouse, van ander boere of van wie ook al, aan te koop. Indien Tregardt koopagente na die betreklik nabygeleë grensdorp Cradock sou gestuur het, kon boodskappe sommer op pad by A. H. Potgieter op sy leningsplaas *Commandodrift* afgegee word. Potgieter sou ook vir Tregardt kon besoek het – as hy dit nog voor die uitbreek van die Sesde Oosgrensoorlog in laat Desember 1834 kon ingepas het. Daar is geen sekerheid of Tregardt en Potgieter juis op hierdie stadium – d.w.s. vanaf die tweede week in November tot na die derde week in Desember 1834 – mekaar gespreek het, of selfs kontak gemaak het nie. Dit kon ook later gebeur het.[130]

'n Ander belangrike rede vir Tregardt se verblyf by die Bamboesberg kon ook gewees het om meer inligting van lede van die Uys-kommissie aangaande die toestande in Natal en omgewing te verkry. Met Hans de Lange, bv., wat lank saam met hom geassosieer was (soos ook nog kort tevore in Gcalekaland), en met wie hy ongetwyfeld die trekgedagte in die lig van De Lange se jag-, handels- en verkenningstogte in die laat twintiger- en vroeë dertigerjare moes bespreek het, sou hy 'n samespreking wou hou. Op hierdie stadium kan slegs met sekerheid gesê word dat Tregardt se oë gerig was op die hawens van Suidelike Afrika vanaf Port Natal tot Delagoabaai, of verder noord. Volgens sy slaaf Philis se getuienis sou Tregardt nog kort tevore gesê het dat hy Natal toe gaan. Sy latere verklaring aan die Portugese goewerneur en sy werklike lang epiese reis tot diep in die latere Noord-Transvaal en die feit dat hy weer suidooswaarts moes swenk om by Lourenço Marques uit te kom, skyn te bevestig dat hy (indien Philis sy ware oogmerk korrek gerapporteer het) een of ander tyd sy plan moes gewysig het en op Portugese kontakte besluit het. Dit kan

129. E. Wagenaar beweer in *Op die Stormberge* (Kaapstad, 1971) dat volgens oorlewering Louis Tregardt „in 1835 die pas tussen Penhoek en Boesmanshoek oorgesteek en ses maande lank in die Stormberggebied vertoef" het (p. 13). Geen besonderhede oor die informant of informante word gegee nie. Vgl. verder die kaart voor en agter in die boek.

130. Potgieter en Theunissen skryf in *Hendrik Potgieter*: „Trigardt het ook 'n vlugtige besoek gebring aan Potgieter in Tarka om die trek te bespreek. Dit was bekend dat Potgieter van plan was om op trek te gaan. Die twee het besluit om in voeling te bly en Trigardt sou Potgieter se voorhoede uitmaak" (p. 31). Geen bron word vermeld nie. A. H. Potgieter en H. J. Potgieter, seuns van die Voortrekkerleier, meld dit nie in hul herinneringe nie (*Vm.*, III, pp. 14–58). Dat daar een of ander afspraak tussen Tregardt en Potgieter moes gewees het, is duidelik uit die opvolging deur die Potgieter-kommissie van die Tregardt-trek. Later sou Piet Retief aan die Sandrivier op die uitkyk wees vir Tregardt. Van daar skryf hy op 9 September 1837 aan 'n onbekende korrespondent: „I have not as yet ascertained anything respecting Trechard." (*G.T.J.*, 26 Okt. 1837.)

met redelike sekerheid aanvaar word dat hy nou besonder sterk gekant was teen die Britse beleid en so ver moontlik van sy invloed verwyder wou wees.

Wat egter glashelder is, is dat Tregardt reeds 'n rasegte Voortrekker was. Die gewone griewepatroon, sowel as 'n positiewe oplossing van wegtrek om dit te verhelp, kan reeds by hom waargeneem word. Wanneer hy in die lente of vroeë somer van 1835 die Grootrivier sou oorsteek, sou die gees wat hom besiel beslis nie dié van 'n Trekboer wees nie. Sy oë sou weg van die Britse Suide en strak op die vrye hoë Noorde gerig wees. Van daar sou sy wawiele, op een of ander tyd, doelbewus na die ooste, na die see, begin rol.

Wanneer oor sy leierskap van die eerste Voortrekkers besin word, moet (by gebrek aan voldoende getuienis) aanvaar word dat hy slegs in 'n beperkte oosgrensstreek werklik as leier van die Boere aanvaar is. Louis Tregardt vertoon nie die eienskappe van 'n werklik groot leier nie. Nêrens vind 'n mens in bronne wat sy lewe toelig bewyse van 'n visie wat 'n Andries Pretorius geopenbaar het; of die natuurlike leierskap oor groot groepe waaroor 'n Piet Retief beskik het; of die breë organisasievermoë en administratiewe talente van 'n Gert Maritz; of die mobiele verkenningsvermoë, breëre daadkrag en militêre talente van 'n Hendrik Potgieter nie. As skrywer is Tregardt vergelykbaar met Retief, Maritz en Pretorius. Nòg in sy dagboek nòg in sy briewe toe hy in die Kolonie was, word veel bo die praktiese, alledaagse probleme uitgestyg. Volgens beskikbare getuienis was dit Tregardt wat vroeg in 1834 as indirekte leier opgetree het vir die sowat 30 families wat die land van Hintsa binnegetrek het. Nòg hy, nòg sy seun Karel was, sover bekend, ooit self voor hulle trek op verkenning uit gewees.[131] Op die Indwe-, die Wit-Kei- en Swart-Keiriviere was sy volgelinge wyd oor die grasvelde op talle pragtige plase versprei. Volgens Philis se getuienis was daar (toe die slaaf op pad terug was na die Kolonie) sewe waens by die drif van die Wit-Kei op pad na Louis Tregardt se plaas. Kapt. Armstrong kom ook kort daarna twee jong Boere teen op pad na Tregardt se plaas. Een was Louwrens Johannes Tregardt, 'n broerskind van Tregardt. Dit skyn dus asof Tregardt se gevolg nog verder besig was om in Gcalekaland 'n sterker groep op te bou. Verder wil dit voorkom asof kapt. Armstrong met sy toespitsing op Tregardt as verreweg die vernaamste slawebesitter, soos reeds vermeld, meegewerk het om hom te skei van baie van sy volgelinge in daardie omgewing, wat slegs by hoë uitsondering slawe aangehou het. Van die name van die ander hoofde van gesinne wat met Tregardt daar was – soos Adriaan de Lange met sy vier seuns, Frans van Aardt, Hans van der Merwe, Sybrand van Dyk, Stephanus de Beer en P. G. Jordaan – vind ons geeneen terug in Tregardt se geselskap op sy latere epiese tog nie.[132] Die meeste van die mense kon rustig daar aanbly en, desverkiesend, op hul eie tyd trek. Tregardt moes hals oor kop weg na die Bamboesberg om sy heel

131. Vgl. Hoofstuk VII waar verduidelik word dat vriende wel gaan verken het.
132. C.O. 2749: no. 100, Campbell aan waarn. Regeringsekr., 12 Sept. 1834, met verklaring deur Philis, 10 Sept. 1834 (ongenommer).

klein groepie in veilige afsondering deeglik te begin voorberei op hul reis. 'n Mens sou verwag dat Tregardt meer weerbare manne as die skaars twintig wat hy, en toe hy later met Van Rensburg saamgespan het, selfs in hul gesamentlike krag kon monster, op sy lang reis sou wou meegeneem het. Sy eie geselskap wat hy oor die Grootrivier sou neem, was op feitlik patriargale grondslag saamgestel. Walker som die groepie, nie heeltemal akkuraat nie, so op: „Look at Trigardt's party in more detail: Louis himself, fifty-three years of age, but tough and full of energy; his younger son, Pieter, a fine, lovable lad and his father's favourite; the elder son, Carel, who was none of these things; two feckless and easily led *bywoners*; an aged and decrepit *meester*; a Frenchman with more than his share of cruelty, a coloured wife, and off-coloured children; a little retinue of Bushman servants; and, finally, Jan Pretorius, the second-in-command, opinionated, quarrelsome and ambitious to have a show of his own to run. All must make shift with nine waggons".[133] Eintlik was dit net Jan Pretorius wat 'n selfstandige, en soms wegbrekende, element verteenwoordig. Wanneer hierdie groepie presies saamgebring is, weet ons nie. Karel Tregardt getuig dat Albach, die Fransman, wat drie gekleurde dogters van 'n Hottentotmeid gehad het en toe met 'n wit vrou getroud is, van die Van Rensburgs na Tregardt oorgekom het. P(f)effer, die 75-jarige skoolmeester wat tevore reeds in Tregardt se onmiddellike omgewing in die Kaapkolonie aangetref word, moes tot die patriargale gesin behoort het. Sy vernaamste funksie was om die sowat 20 tot 30 leerlinge te onderrig, vanaf die Oosgrens dwarsdeur die lang trek. Volgens Karel Tregardt het Jan Pretorius ook eers tot die Van Rensburgs behoort en nie by Tregardt-hulle aangesluit voordat die Grootrivier bereik is nie. Oor die presiese samestelling, die groepering en hergroepering van Tregardt se trekgeselskap is egter nie maklik helderheid te verkry nie. Daar moet hoofsaaklik op Karel Tregardt se swakkerige geheue staatgemaak word.[134]

Die uitbreek van die Sesde Oosgrensoorlog het waarskynlik Tregardt se planne verder in die wiele gery. Mense met wie hy samesprekings wou gehou het oor die hele trekonderneming was opgekommandeer of het hulself verplig gevoel om suidwaarts te gaan om die bedreigde grensstreek te help verdedig. Vir eers sou hulle nie veel aandag aan sy onderneming kon gee nie. 'n Verdere gevolg van die oorlog was dat perde, trekosse, wapens en ammunisie, allerlei soorte kosvoorrade en kleremaakbenodigdhede, skaarser en duurder sou word. Nog 'n probleem was dat krygswet vroeg in Januarie uitgevaar-

133. Walker, *The Great Trek* (1938), p. 109. Karel is op 18 Junie 1831 in die Engelse Kerk te Grahamstad getroud met Hendrina Cornelia Bouwer, familie van sy moeder (*C. of G.H. Govt. Gazette*, 12 Aug. 1831). Louis Tregardt het met jong kinders getrek: Louis Gustav (agt jaar), Jeremea Jesaias (vyf jaar) en Anna Elizabeth (twee jaar). Vgl. Som.-Oos Doopregisters 3/1: 2 April 1827, p. 36 en 15 Sept. 1830, p. 123; en 3/2: 26 Julie 1833 (K.K.A.).

134. Preller, *Vm.*, II, pp. 4-6 en *Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, p. 29. Kyk ook Franken, *P.R.*, p. 269.

dig is. Enige rondryery om 'n trek na die noorde te organiseer sou te opvallend wees en kon tot summiere arrestasie en drastiese aksie lei. Trouens, Tregardt se blote afwesigheid uit die Kolonie tydens so 'n krisistyd, en sy vroeëre assosiasie met Hintsa, het 'n hoë Britse offisier soos kolonel Harry Smith genoop om later Xhosa-verskonings te glo dat hulle deur Tregardt opgestook sou gewees het om die Kolonie en sy inwoners aan te val. Gevolglik sou daar na hom gesoek word, binne sowel as buite die Kolonie, selfs lank nadat hy reeds die Grootrivier oorgesteek het.[135] 'n Broerskind van Louis Tregardt, dieselfde Louwrens Johannes Tregardt wat kort tevore deur kaptein Armstrong teruggestuur is na die Kolonie toe hy probeer het om by Tregardt in Gcalekaland aan te sluit, het in 1835 uit sy kommando gedros. Later het Louwrens Tregardt homself oorgegee. Met Tregardt sou hy nie saamtrek nie. Robert de Lange, 'n broer van Hans de Lange, wat almal saam met Tregardt in Gcalekaland gewoon het, het ook in hierdie tyd uit die Tarkakommando gedros. Daar is 'n bevel gegee dat hy gearresteer en te Grahamstad voor 'n krygsraad gebring moes word. Hy het ook nie met Louis Tregardt saamgetrek nie.[136]

Die erns van die oorlogsoperasies het aan die ander kant die Britse owerhede se aandag in so 'n mate in beslag geneem dat Louis Tregardt tog ook weer kans sou gekry het om in sy relatief geïsoleerde skuilplek in die Bamboesbergstreek sy groot onderneming voor te berei. Uit die tydgenootlike briefwisseling tydens die eerste maande van die oorlog straal 'n gees van intense spanning te midde van 'n verbete stryd van klein groepies grensboere op die Somersetse suidgrens om hulself teen 'n oormag van Xhosa-krygers te handhaaf. Die burgers met hul offisiere en beamptes se aandag is sodanig deur daaglikse oorlogsoperasies aangegryp dat hulle nie tyd aan Tregardt kon afstaan nie. Gevolglik kon Tregardt relatief ongestoord sy trek voorberei.[137]

Vir sy lang trek moes hy dringend verskillende soorte saad koop of ruil. Om met die talle naturelle op sy tog handel te drywe, was allerhande negosieware lewensnoodsaaklik. Behoorlike voorsiening moes gemaak word vir die onderhoud en reparasie van gewere en waens en daar moes genoeg onderdele (of materiaal waaruit onderdele vervaardig kon word) en die regte ge-

135. Somerset-Oos 8/73: Private and Conf. (oorspronklike), W. Smith aan Ziervogel, 21 Aug. 1835 (ook in Acc. 519: D'Urban Papers, vol. 17, pp. 64-65 en vgl. *ib.*, Ziervogel aan Smith, 9 Sept. 1835, pp. 100-101); Theal (red.), *The Kafir War of 1835*, H. Smith aan D'Urban, 30 Aug. 1835, p. 360; I.B., no. 503 (1837), H. Smith aan D'Urban, 17 April 1836, p. 34; Somerset-Oos 10/1a: Ziervogel aan W. Smith, 21 Feb. 1837 (ongenommer). Theal het van hierdie dokumente getranskribeer in *Em. Docs.*, p. 34 vlg.

136. Somerset-Oos 10/59: G. Brunett aan veldkornet of prov. veldk. van Tarka, 23 Mei 1835; Ziervogel aan C. Klopper, 30 Mei 1835; Ziervogel aan Campbell, 25 Junie 1835; en Ziervogel aan Kommandant van die Grens, 26 Junie 1835 (ongenommer).

137. Vgl. o.a. Ay. 8/86: Van den Vijver aan Campbell, 7 Jan. 1835 en Ay. 9/19: Campbell aan Somerset, 31 Des. 1834.

reedskap ingepak word. Bowenal moes buskruit met groot omsigtigheid en geduld in klein hoeveelhede en onder moeilike omstandighede dwarsdeur die vroeë oorlogsmaande versamel word.

Aangesien Tregardt hom vanaf ongeveer November tot die lente van 1835 so onopsigtelik as moontlik gedra het, en waar die Britse regering nie toe aandag aan hom kon gee nie, is daar baie min bekend oor sy doen en late gedurende hierdie periode. Dit is reeds vermeld dat Tregardt Hans Dons de Lange se nuutste verslag oor Natal sou wou verneem alvorens hy sou wegtrek oor die Grootrivier, wat nou (weens die Oosgrensoorlog) die enigste roete was waarlangs hy kon trek. Teen Maart 1835 was die Uys-kommissie terug in die Kolonie. Om die gevaarlike suidelike oorlogsfronte te vermy, moes die kommissie juis deur Gcalekaland koers kies. Uys het nog eers met Hintsa beraadslaag. Moontlik kon Hans de Lange tydelik daar by sy familie en vriende agtergebly het, of hulle gehelp het om na die Kolonie terug te keer. Die ander lede van die verkenningsgeselskap het suid van die Stormberge na die Kolonie teruggekeer om uit Xhosa-invallers se pad te bly. Of Tregardt tog nou, of later voor sy trek, weer vir De Lange ontmoet het, kan nie vasgestel word nie. Die De Langes sou in elk geval ook kort daarna, toe die oorlog daarheen uitgebrei het, verplig wees om uit Gcalekaland pad te gee.[138] Ons weet egter dat 'n ander lid van die Uys-kommissie, J. P. Moolman, woonagtig op die kusvlakte in die distrik Uitenhage, daar met hom in aanraking was. Normaalweg sou Moolman, wat op die suidelike sektor van die Oosgrensstreek gewoon het, hom nie maklik spreek nie. Op 21 Augustus 1837 verneem ons uit Tregardt se dagboek dat hy van die goewerneur te Lourenço Marques verneem het dat daar Engelse ses dae anderkant Dingane sou woon. Dit word beweer dat dié mense baie vee en perde besit en omtrent soos Tregardt se geselskap aantrek en met vrouens en kinders daar woon. Die Voortrekkerleier vermoed toe dat dit Afrikanerboere moet wees en dan noteer hy in sy dagboek „maak ons gedagten op Moolman".[139] Louis Tregardt se boedelstukke lewer bewys dat J. P. Moolman nog 750 riksdaalders aan Tregardt skuld.[140] Tregardt kon die bedrag moontlik in Maart 1835 aan hom geleen het, moontlik om trekvoorbereidsels te help bevorder. Jacobus Moolman, Piet Uys en Jacobus Uys, almal afkomstig van die Uitenhaagse kusvlakte, wat met die uitgaan van die kommissie na Natal by Tregardt aangedoen het, het moontlik op hul terugreis weer by hom aangedoen om inligting oor Natal en Zoeloeland mee te deel en sy trekplanne te verneem. Daar is egter geen besliste bewys dat Tregardt en Uys – wat in Maart naby mekaar beweeg het – ooit in 1835 sake van gemeenskaplike belang bespreek het nie.

138. Acc. 519: D'Urban Papers, vol. 17, D'Urban se Memorandum, 7 Julie 1835, pp. 15–16; Ay. 8/86: veldk. A. Pretorius aan Vrederegter van Cradock, 8 Jan. 1835 (ongenommer).
139. *Dagboek* (Le Roux-uitgawe), p. 83.
140. Thom, *Gelofiekerk*, p. 66.

Met Lang Hans van Rensburg se geselskap (met wie Tregardt se trek so 'n lang ent saam beweeg het) was hy vermoedelik op 'n vroeë stadium reeds in verbinding. Wanneer presies kan nie met sekerheid bepaal word nie. Die kern van die probleem – soos hierbo aangetoon – is dat ons nie oor onomstootlike feite beskik om Tregardt se vertrek uit Gcalekaland vas te stel nie. 'n Saak kan ook uitgemaak word dat Tregardt eers êrens in die vroeë maande van 1835 Gcalekaland kon verlaat het. Ten gunste van dié siening kan die volgende argumente aangevoer word: eers op 20 November 1834 het die sendeling Ayliff namens Tregardt en sy groep boere aan siviele kommissaris Campbell geskryf om oor hul posisie navraag te doen. Op 'n antwoord het hulle skynbaar tevergeefs gewag.[141] So het nog tyd verloop. Intussen het die gesaaides op hul lande ontwikkel en hul oeste sou hulle nie maklik wou prysgee nie.[142] 'n Verdere belangrike datum is die doop van Karel Tregardt se dogtertjie, Martha Elizabeth Susanna, op 15 Januarie 1835, deur eerw. Ayliff in Gcalekaland waar sy op 29 Desember 1834 gebore is.[143] Hoewel geen aanduiding in Ayliff se dagboek gegee word of Louis Tregardt persoonlik die doop bygewoon het nie, skyn dit waarskynlik te wees dat die patriargale Tregardtgesin as 'n geheel saam beweeg het. Dit is duidelik dat die uitbreek van die Sesde Oosgrensoorlog – naas die moontlike gevolge van die oorneem van sy slawe oor die koloniale grens – Tregardt voor 'n moeilike beslissing geplaas het. Met Hintsa, wat nog nie direk in die oorlog betrokke geraak het nie, was hy op goeie voet. Byna 'n halfjaar tevore het Hintsa van Ayliff se sendingstasie Butterworth na Tregardt se omgewing verhuis.[144] Hintsa kon dus aan Tregardt persoonlike beskerming verleen. Indien Tregardt nou na die Kolonie sou terugkeer, kon hy onder krygswet geplaas en opgekommandeer word, en daarby moontlik ook verban word vir die wegneem van sy slawe oor die koloniale grens. Waarom sou die planmatige Tregardt so 'n risiko loop? Waar Tregardt sy oë op Natal gevestig gehad het en 'n lid van sy groep boere, Hans de Lange, binnekort met 'n eerstehandse verslag van daar met die Uys-kommissie terug verwag is, sou hy hom vanselfsprekend wou gespreek het. Volgens plaaslike tradisie moes Tregardt ongeveer teen Maart 1835 sy skuilplek in die Bamboesberg ingeneem het van waar hy sy lang trek sou begin voorberei het.[145]

In elk geval het Lang Hans van Rensburg vir Tregardt eers ontmoet nadat

141. Ay. 8/85: alles ongenommer. Na 'n sorgvuldige studie van die oorspronklike eerste dagboek van Tregardt, betwyfel ek die akkuraatheid van Preller se transkripsie. Vgl. bv. sy 1938-uitgawe van die *Dagboek*, p. 4: „Bamboesberg, den 30 Novimber", wat nie teruggevind kon word nie. Kyk ook p. 6. Le Roux se uitgawe wek meer vertroue.

142. Acc. 80 (2): Onder datum 17 Februarie 1835 noteer Ayliff in sy *Journal* dat die graan in die Transkei nog besig was om ryp te word.

143. Kyk die inskrywing in die *Journal* van Ayliff links teenoor 4–5 Desember 1834.

144. Acc. 80 (2): *Journal* van Ayliff, 3 September 1834.

145. Wagenaar, *Op die Stormberge*, p. 13.

laasgenoemde Gcalekaland verlaat het. Afkomstig uit die sub-distrik Beaufort(-Wes), op die koloniale noordgrens, word Van Rensburg in 1830 'n Trekboer vir 'n aantal jare toe hy na Sevenfontein aan die Caledonrivier (waar die sendingstasie Beersheba later aangelê sou word) wegtrek. Soos alle Trekboere kom hy en sy familiegroep periodiek terug na die Kolonie om in die gemeente Cradock te laat kinders doop. Blykbaar ressorteer Van Rensburg onder die wyk Brakrivier van die distrik Somerset. Nadat die weerbare manne in sy groep in die Sesde Oosgrensoorlog geveg het, keer hulle terug oorkant die Grootrivier. Van Rensburg se skoonseuns was deel van sy patriargale trekgeselskap en albei van hulle het op 21 Junie 1835 'n kind in die gemeente Cradock laat doop. Aangesien twee verdere doopinskrywings van kinders van lede van sy geselskap nog op 21 November 1835 in die Cradockse kerkregisters voorkom, het Van Rensburg waarskynlik nie daarin geslaag om sy trekgroep spoedig te organiseer en noordwaarts te lei nie. Die doopgeleenthede het vermoedelik ook die laaste geleenthede verskaf om dieselfde soort essensiële trekbenodigdhede wat Tregardt wou bekom, te Cradock in te koop. Gedurende hierdie maande in 1835 was daar volop geleenthede vir Tregardt om met Van Rensburg of lede van sy geselskap kontak te maak. Albei trekgeselskappe sou op hierdie sentrale deel van die Oosgrens, bes moontlik deur dieselfde kanale, aankope gemaak het. Albei groepe het vermoedelik gewag dat die wintermaande moes verbygaan sodat die lentereëns beter weiding en meer water aan hul groot troppe vee kon verskaf. Albei geselskappe het moontlik ook gewag dat krygswet in die distrik Somerset opgehef word. Op 9 Julie 1835 het dit geskied, nadat dit meer as ses maande lank oor die distrik geheers het.[146]

Op 18 September 1835 rapporteer J. C. Greyling, veldkornet van die wyk Brakrivier, aan assistent-siviele kommissaris Ziervogel van Somerset: „ook moet u melden dat Lowies Triegaart ook hier over de grenssen ben."[147] Tregardt het dus kort tevore die grense van die wyk Brakrivier (wat net wes van die Bamboesberg geleë was) oorgesteek. Uit Greyling se brief kan verder afgelei word dat die regeringsmaatreëls wat beplan is om Tregardt voor te keer, tevergeefs was. Op 30 September, toe Ziervogel aan goewerneur D'Urban rapporteer dat hy pas die inligting van die veldkornet van Brakrivier ontvang het „that Louis Tregardt has crossed the boundary of his fieldcornetcy," voeg hy by „I presume that Tregardt must have crossed before the field-cornet received the directions I sent him as stated in the 3rd paragraph of my letter of 9 instant".[148] In sy brief van 9 September het Ziervogel uit

146. *S.A.B.W.*, I, pp. 871-873. Vgl. verder A. H. Tromp se *Die onbekende Voortrekkerleier: Johannes Jacobus („Lang Hans") Janse van Rensburg* (ongep.), deur B. J. Liebenberg se bemiddeling tot my beskikking gestel.

147. Somerset-Oos 8/89: ongenommer en bladsye ongenommer (hoofletters en punktuasie effens gewysig).

148. *Em. Docs.*, p. 45, Cory-bibl., Film 83, I, D/C 13 (T.S.A.).

sy kantoor te Somerset aan die waarnemende regeringsekretaris te Grahamstad geskryf in antwoord op D'Urban se vertroulike en dringende navrae oor waar Louis Tregardt hom sou bevind, dat hy Tregardt nie oorkant die die noordoostelike koloniale grens kon opspoor nie. Hy vind dit moeilik om inligting in te win. 'n Lys van persone wat hulle daar bevind, word gestuur. „I have heard," sê Ziervogel, „several persons express a wish to emigrate to the country near Port Natal, but have no information that any are actually preparing to do so". Aan sy veldkornette het hy meegedeel dat so 'n stap „is strictly prohibited under the penalties stated, and have directed the frontier fieldcornets not to permit any person so to cross the boundary through their fieldcornetcies, and to transmit to me lists of such persons as may already have crossed, or may still do so in contravention of this order".[149] Die goewerneur se eerste brief oor Tregardt, gedateer 12 Augustus 1835 te Grahamstad, gemerk privaat en vertroulik, getuig van 'n intense belangstelling in die hoogste kringe in Tregardt se doen en late op dié kritieke tydstip in sy loopbaan. D'Urban se waarnemende regeringsekretaris skryf „His Excellency the Governor being *extremely* desirous to ascertain whether Louis Tregardt is with the people residing beyond the boundary at the Stormberg Spruits and Kraai River (or in that neighbourhood) alluded to in your letter to Him of the 22nd June last, and whether he, or any other person whose Christian or Surname is *Louis*, has any authority among them under the appellation of Field Cornet or the like". Gevolglik versoek D'Urban vir Ziervogel „to transmit to me with the *least possible delay* such information on the subject as may be in your power, using the utmost precaution that *this inquiry* should *not be known*".[150] Uit die goewerneur se latere navrae op 4 September 1835 blyk dit dat D'Urban bekommerd was dat talle grensboere teenstrydig met koloniale wette die koloniale grense sou oorsteek en hulle êrens op die ooskus of in die binneland tussen Nie-Blankes sou vestig. Omdat hy Louis Tregardt aansien as 'n vername potensiële leier van so 'n groep, doen hy sy dringende en vertroulike navrae, blykbaar met die bedoeling om die trekbeweging in die kiem te probeer smoor.[151] Moontlik wil hy verhinder dat Tregardt as leier van so 'n emigrasie sy kragte ontplooi. Skynbaar hoop D'Urban om Tregardt en ander Boereleiers deur die afsny van die emigrasiestroom oor die grens en 'n streng beheer oor ammunisie-smokkelary aan bande te lê. Daar is kennis geneem van Tregardt se anti-Britse gevoel en daar is ook verkeerdelik gemeen dat Tregardt gemene saak met sekere vyandige Kafferhoofde gemaak het. Op 30 Augustus het kol. Harry Smith aan D'Urban uit King William's Town geskryf: „That villain of a Boer is notorious as well

149. *Ibid.*, pp. 34–35.

150. Somerset-Oos 8/73: oorspronklike, W. Smith aan Ziervogel, 21 Aug. 1835 (ongenommer).

151. Acc. 519: vol. 17, D'Urban se Memorandum aan Ziervogel, Grahamstad, 4 Sept. 1835, p. 95.

as his family, I understand, for their hereditary animosity towards the British".[152] Louis Tregardt is dus teen die middel van 1835 aangesien as leier van 'n potensieel gevaarlike beweging in die hoogste Kaapse owerheidskringe. Doelgerigte stappe word beoog om inligting oor hom in te win en dan die inligting te gebruik om sy aktiwiteite aan bande te lê. Met sy kenmerkende deeglik beplande optrede, ontglip Tregardt alle owerheidsmaatreëls. Verskuil in die Bamboesberge, finaliseer hy sy voorbereidsels en met die gunstige lenteseisoen beweeg hy heeltemal onder Britse beheer uit. Omstandighede het hom begunstig. Ziervogel, die assistent-siviele kommissaris van die onmoontlike groot distrik Somerset, was nie alleen laks nie, maar ook nie in staat om snel op D'Urban se navrae te reageer nie. Nadat D'Urban se sekretaris twee weke te Grahamstad op Ziervogel se antwoord uit Somerset gewag het, skrywe hy weer om die gevraagde inligting onverwyld op te eis. By die ou versoek word nou verder verlang 'n verslag „as to an additional number of persons who are understood to be about to emigrate beyond the boundary". Daar word weer eens aangedring op „the return of ammunition received and expended". Dit moet nou onverwyld na Grahamstad gestuur word, want dit is reeds drie weke tevore aangevra.[153] Tesame met die brief van 4 September 1835 deur sy sekretaris, stuur D'Urban nog 'n persoonlike memorandum van dieselfde datum aan Ziervogel. Daarin eis hy onmiddellik die gevraagde inligting. Die name van die 160 gesinne „who have emigrated from the Colony without permission" moet dadelik voorsien word. „It is understood," voeg D'Urban by, „that a number of persons in Somerset district are preparing to leave the Colony". Hieroor verlang D'Urban 'n verslag, en as dit so is, moet alle sodanige emigrasie verbied word „under the penalties which the martial law awards to all who disobey orders, and especially pass over an enemy's country". In die kantlyn voeg die goewerneur 'n nota by: „This was a valid prohibition while the martial law continued; but when that ceased, the penalty of course returned to the trifling fine imposed by the existing law." Eindelik dring D'Urban weer aan op die ammunisie-opgawe wat nog nie voorsien is nie.[154]

Tregardt is verder begunstig deur die opheffing van krygswet in Julie 1835 oor daardie deel van Somerset. Swaar strawwe wat tevore aan hom en sy groep opgelê kon word, het verval. Omdat Ziervogel nie doeltreffende beheer oor buskruitverkope in Somerset uitgeoefen het nie, kon Tregardt, gevolg deur Hans van Rensburg en Hendrik Potgieter, hul voorrade aanvul vir die lang reis wat voorgelê het. Soos hierbo verduidelik, het Louis Tregardt onteenseglik die meeste en dringendste redes gehad om die voorste onder die eerste Voortrekkers te word. Vir die oorneem van sy tien slawe oor die koloniale grens in 1834 kon hy swaar gestraf word. Bekend as sterk anti-

152. Theal, *The Kafir War of 1835*, p. 360.
153. Acc. 519; vol. 17, W. Smith aan Ziervogel, 4 Sept. 1835, p. 94.
154. *Ibid.*, D'Urban se Memorandum aan Ziervogel, 4 Sept. 1835, p. 95.

Brits en verdink as 'n aanhitser van Bantoe-vyandigheid teenoor die Britse Kolonie, het goewerneur D'Urban, sowel as die energieke kolonel Harry Smith, sy spoor begin sny.[155] As organiseerder van 'n onwettige trek na die binneland, word die aandag op hom toegespits. Kol. H. Smith het op 26 Oktober 1835, weer uit King William's Town, aan D'Urban geskryf dat grensboerontevredenheid 'n natuurlike gevolg van die oorlog was. „A few of them," sê hy, „may excite others to discontent. The Magistrates are inert, and the seeds of dissatisfaction are germinating . . ." Smith bepleit kragtige stappe om die beweging in die kiem te smoor.[156] Maar Louis Tregardt was reeds weg.

Karel Tregardt vertel heelwat later aan Odé dat Hans de Lange, Lodewyk Botha, Jacobus Hamman met Jacobus en Reinier Grobler reeds tevore na Kogelhoutskop, in die uitloper tussen die Klaassmits- en die Swart-Keirivier, binne die ou koloniale grens van 1829, getrek het. Hy sê dat die familie Tregardt (in sy breë, patriargale sin) noordwaarts getrek het en waar die Kraairivier in die Grootrivier vloei, laasgenoemde oorgesteek het. Indien Karel Tregardt se geheue hom nie op sy hoë ouderdom parte gespeel het nie, moes sy vader se trekgeselskap by Buffelsvlei (die huidige Aliwal-Noord) die Oranje deurgegaan het, en nie by Boesmansdrift nie.[157] In 1836 word egter nog uit die Kolonie gerapporteer dat Louis Tregardt met 10 tot 12 families in sy trekgeselskap noordwaarts gegaan het.[158] Inderdaad moes Tregardt feitlik direk noordwaarts gegaan het en so vinnig aangestoot het as wat sy groot trop skape en sy swaargelaaide ossewaens kon beweeg. Teen sowat vyf myl per dag kon Tregardt Buffelsvlei binne 'n paar weke bereik het. Sy seun Karel vertel dat Klaas Prins, Jan Pretorius (tweede in bevel onder Tregardt), Hendrik Botha en Gert Scheepers dáár by die Tregardts aangesluit het.[159] Dr. J. Ploeger, wat meen dat Tregardt vroeg in 1836 'n ruk aan die Caledonrivier gestaan het, gee die samestelling van sy trek kort daarna as bestaande uit homself, sy vrou en drie seuns, Daniel Pfeffer (die bejaarde huisonderwyser en wewenaar), Johannes Petrus Pretorius en sy familie, Hendrik Botha en sy gesin, Gert Scheepers met vrou en kinders, Hans Strydom en familie, en Izaak Albach met 'n gedeeltelik gekleurde gesin. Saam met die trekgroep was 'n onbekende aantal gekleurde en swart bediendes.[160]

155. Somerset-Oos 8/73: W. Smith aan Ziervogel, 21 Aug. 1835 en Theal, *The Kafir War of 1835*, p. 360.
156. *Em. Docs.*, pp. 61–62 (S.A.B.).
157. Preller, *Vm.*, II, p. 6. Kyk Plaat 13 en Kaart van 1836.
158. Acc. 519: D'Urban Papers, vol. 12, Campbell aan D'Urban, 29 Julie 1836, waar gerapporteer word dat terwyl daar gedurende die vorige jaar gerugte versprei is dat inwoners van Albanie en Uitenhage na Natal wou trek, is daar „with the exception of a few families, ten or twelve at most, who have accompanied Louis Tregardt in an exploratory expedition for land", van wie blykbaar geeneen hul voorneme uitgevoer het nie.
159. *Die Huisgenoot*, 24 Okt. 1930, p. 29.
160. *S.A.B.W.*, I, p. 838.

Verkenningsgeselskappe het die terrein waarvoor Tregardt sy eerste paar honderd myl afgelê het alreeds deeglik verken. Selfs tot by die walle van die Vaalrivier is reeds grondige opnames gemaak. Daarna moes Tregardt en Van Rensburg (wat eers in die noorde by hom aangesluit het) beurtelings hul eie verkenning onderneem, en heelwat later hul eie noodlottige weë ooswaarts open toe hulle volkome uit die vroeë verkenningsterrein wat deur Afrikanergrensboere bekend gestel is, beweeg het.[161]

Tussen 'n hoë persentasie van die inwoners van die sentrale sektor van die Oosgrens was daar direkte familiebande. Heelwat lede van die Van Rensburggeselskap (wat so lank as selfstandige groep, soms voor en soms agter die Tregardtgroep beweeg het) was verwant aan A. H. Potgieter, asook aan lede van sy geselskap. Dit was 'n betekenisvolle skakel tussen Tregardt en Potgieter.[162] Daarby het Potgieter ook in 1834 die koloniale Noordoosgrens oorgesteek, maar in teenstelling met Tregardt, het hy skynbaar nog nie finaal besluit om te trek nie: hy het slegs tydelik beter weiding vir sy vee gesoek.[163] Of hulle toe reeds met mekaar geskakel het, is nie bekend nie. Die Bronkhorsts (familie van sowel Potgieter as Van Rensburg), een van die vername vroeë verkenningsfamilies, sou natuurlikerwys met ander verkenningsfamilies geskakel het i.v.m. die bekendstelling van die Suid-Afrikaanse binnelande. Tregardt weer, het met verkennersfamilies soos die Meyers, De Langes en die Greylings geskakel.[164] Die breë band wat al drie die eerste trekgeselskappe bind, was die gemeenskaplike doel om die trekgedagte as positiewe oplossing vir 'n onhoudbare posisie op die Oosgrens aan te wend, en 'n nuwe woonplek uit te soek – wat na deeglike verkenning van die Suid-Afrikaanse binneland, in 'n eie vaderland kon ontwikkel. Op watter wyse ook al, daar was skakeling tussen die eerste drie trekgroepe om hierdie doel te bereik; en die latere Trekleiers sou daarmee rekening hou. Na die stadige begin (gedeeltelik as gevolg van die Oosgrensoorlog) het die lotgevalle, veral van Potgieter se groep, in die relatief nabygeleë Transoranje heelwat parate ondersteuning uit die Suide ontlok.

Met Louis Tregardt het die hele Groot Trek-verskynsel begin. Toe Tregardt dus finaal besluit het om te trek en daarna sy besluit uitgevoer het – in daardie jaar lê die aanvang van die Groot Trek. Soos hierbo aangetoon, is dit duidelik die jaar 1834. Toe het Tregardt met minstens sy patriargale familie- en vriendegroep duidelik te kenne gegee dat hy nie langer in die Kolonie wou woon nie. 'n Trekboer was hy ook nie; want hy wil Natal toe. Tre-

161. Kyk Hoofstuk VII hierbo en Kaart van 1836.
162. *S.A.B.W.*, I, pp. 871–872.
163. C.O. 4365: Somerset aan Campbell, 9 Junie 1834, met bylae, beëdigde verklaring deur A. H. Potgieter, 17 Junie 1834, voor Campbell: „He is now and was at the time of the loss of the Horses (d.w.s. in April 1834) residing beyond the limits of the Colony, his own place being burnt up by the drought."
164. Kyk Hoofstuk VII hierbo.

gardt se tweede versitting, hierdie keer van baie goeie plase in die grasvelde van Gcalekaland, laat in 1834, bevestig dat hy reeds mobiel was. Sy verblyf by die Bamboesberg vanaf die vroeë somer van 1834 tot die lente van 1835, moontlik net buitekant die koloniale grens, was waarskynlik om 'n laaste geleentheid te benut om sy trek uit te rus en te organiseer. Sy talming was vermoedelik ook gedeeltelik toe te skryf aan sy onsekerheid oor welke rigting hy moes inslaan na die Afrikaanse suidooskus: bv. deur die Transkei na Natal, of deur die Hoëveld in die rigting van die Portugese hawens. Met die terugkeer van die Uys-kommissie sou hy eerstehandse inligting van vertrouelinge verkry. Die uitbreek van die Sesde Oosgrensoorlog moes noordwendig in meer as een opsig sy finale verlating van die omgewing van die Somersetse distriksgrens vertraag het. Voorrade was onder oorlogstoestande moeiliker bekombaar en meer potensiële lede van sy trek kon tot kommandodiens opgeroep gewees het. Die winterseisoen van 1835 was in elk geval 'n swak trektyd; ter wille van die lenteweiding sou dit beter gewees het om te wag.[165] Toe D'Urban se milisielyste ook in sy omgewing opgestel word, besef Tregardt dat hy en sy seun op 'n nuwe manier deur die Britse regering paal en perk gestel kan word. Vandaar sy verklaring aan die Portugese goewerneur dat die Britse owerheid „de Africaander tot soldaat vraag".[166] Nou was hy gretig om op die groenpad van die lente noordwaarts te beweeg.

Die eerste Voortrekker, Louis Tregardt, was 'n boer wat oopoog tydens die revolusionêre woelinge van die sentrale Oosgrens opgegroei het, 'n intelligente en opmerksame jong man. As boer was hy besonder suksesvol in vier totaal verskillende streke van Suidelike Afrika. Terwyl hy as Trekboer slegs in die sentrale en suidelike sektore van die Oosgrens beweeg het, was hy die voorste Voortrekker wat per ossewa een van die langste Trekkerreise afgelê het. In die Karoo boer hy eers naby die Bosberg waarna hy ooswaarts beweeg na die Somerset-distrik en trek daarna na Gcalekaland se grasveld; hy vertoef vervolgens in die Bamboesbergstreek; en neem toe sy groot sprong dwarsoor die Hoëvelde grasveldplato tot diep in die noordelike en oostelike Transvaalse Bosveld waar hy rustiger woon, totdat hy op sy laaste skof na die oostelike Laeveld afsak. Louis Tregardt het die see bereik, om dit nooit weer te verlaat nie. Hy is die enigste Voortrekkerleier van formaat wat in sig van die see begrawe lê.

Soos sy boerdery was, so was Tregardt se treklewe ook: planmatig en berekend, die buitengewoon suksesvolle leier van klein trekgroepies. Sy faam berus grotendeels daarop dat hy die voorste van die voorste Trekke gelei het. Ná hom het die ander gekom: Van Rensburg, Potgieter, Maritz, Retief, Uys en al die latere leiers. Tregardt het bewys gelewer dat dit moontlik was om met sowat nege weerbare manne so ver te trek, nie net tot agter die Portugese hawens nie, maar tot by Delagoabaai self. Die ganse *Difaqane*-geteisterde streek

165. Omdat min reën in 1834 geval het, was die winterweiding in 1835 swak.
166. *Die Dagboek van Louis Trigardt* (Le Roux-uitgawe), p. 176.

is hy deur; eers later het hy die prooi van tropiese siektes geword. Van die belangrikste lede van sy geselskap oorleef slegs sy seun Karel sy onderneming. Karel bly egter nie lank by Delagoabaai waar die Tregardt-trek letterlik en figuurlik doodloop nie.

Soseer was Tregardt die uiterste punt van die Groot Trek dat hy, net soos Van Rensburg, geen deel hoegenaamd aan sy groot hoofstrominge gehad het nie. As verkenner en tydelike nedersetter, was hy slegs vaagweg bewus van die mensemassa wat agter hom aan gekom het. Die enigste oorspronklike dagboek van enige Voortrekkerleier wat, sover bekend, bewaar gebly het, is deur Tregardt self geskryf. Tog is bitter min bekend omtrent sy presiese motiewe en optrede dwarsdeur sy vroeëre loopbaan. Gevolglik is die boeiende aanvang van sy trek dikwels problematies en sy hele lang skof tot by die Soutpansberg uiters vaag. Hierdie kleurryke leier van die voorstes verrys soms op die mees onverwagte plekke. Hy het sy stempel, miskien wel liggies, maar onmiskenbaar op die Suid-Afrikaanse geskiedenis afgedruk. Oor hom sal daar heel waarskynlik nog steeds verdere inligting te voorskyn kom.

Louis Tregardt het onteenseglik 'n unieke plek in die hele Groot Trekverskynsel verower. Prof. Eric Walker som sy Trek soos volg op: „Trigardt's diary is the most permanent result of that joint Odyssey. Indeed it would be hard to point to any other, for no settlement was born of it, and the great majority of the voyagers died in the wilderness or at Delagoa Bay. It can hardly be claimed that their effort encouraged others to follow in their footsteps, for there were plenty of others who meant to go far north in any event."[167] Luister na dr. Manfred Nathan se oorwoë mening:

„And what is there to say of Trichardt himself? He was not a great man. He did his duty as he saw it. All he had was a man's share of courage and determination, the will to persevere over obstacles and to continue to the bitter end. It is not necessary to exaggerate and to exalt him into either a saint, a hero, or a demigod. He simply belonged to a breed which seems to have been produced plentifully in those days, men who were not afraid. There were many such in this Voortrekker history; but he was not the least of them."[168]

Na 'n deeglike studie van Tregardt se dagboek, laat die entomoloog dr. Claude Fuller hom soos volg uit: „. . . he was a simple, unsophisticated and upright man.

„His own record reveals him as a cautious man, but purposeful withal, firm in resolution, full of consummate tact, as shown in his dealings with strange Natives, and when handling the medley of humanity of whom he was the leader."[169]

So suksesvol was Tregardt in sy vasberade strewe om die Britse gesag te

167. *The Great Trek*, pp. 107–108.
168. *The Voortrekkers of South Africa*, p. 87.
169. Fuller, *Louis Trigardt's Trek*, p. 10.

ontwyk dat hy, van al die Trekkerleiers, die eerste was wat met 'n hele geselskap met ossewaens, huishoudings en al, die grense van die huidige Republiek van Suid-Afrika oorgesteek het. Dat dit sy eindbestemming was, val sterk te betwyfel. Delagoabaai het hy as handelspos en voorradedepot gesien, van waar hy sy trek na geskikte plase kon voortsit en sy kontak met die Trekkers in die suide kon hernu. Minstens as gevolg van Louis Tregardt se indirekte aansporing, en moontlik as gevolg van sy persoonlike advies, is sy bekwame seun Karel geïnspireer om sy groot verdere verkenningsreise te onderneem. Louis Tregardt se planmatigheid het sy roekeloosheid getemper om met 'n handjievol manne voort te gaan deur 'n streek wat nog deur impies van die *Difaqane* geteister is. Nooit het hy tegelyk kontak met die Trekker-Suide en die Portugese Ooste verloor nie. Sy voete was stewig op die grond. In so 'n mate was dit die geval dat hy, in sy pogings om sy wawiele deur bosse, rotse en riviere veilig voort te stuur (asook verby vyandige assegaailemme) miskien nie altyd die grotere visioene op verre horisonne raakgesien het nie.

Louis Tregardt is die voorste Voortrekker wat diep in Suidoostelike Afrika ingedring het. Sy verkenning het hy sommer tegelykertyd op sy lang reis gedoen. Hy het die eerste kontak met die wêreld van 'n nog lewendige *Difaqane* gemaak. Deur onverskrokke daadkrag, praktiese vernuf en buitengewone geluk is die naam van die Afrikaner-Voortrekker dáár bekend gestel. Nog lank sou dié naam met respek onthou word onder die Bantoe van Noord- en Noordoos-Transvaal, in die Laeveld, en onder die Portugese van die hawestad Lourenço Marques.[170] Nou het die Portugese vir die eerste keer 'n produk van die Afrikanergrens ontmoet wat uit die verre suide deur die eeue geleidelik nader beweeg het. Hy het die binneland in relatiewe isolasie ingedring, maar sy natrekkers verloor nie heeltemal kontak met hom nie. Uit Tregardt se rampspoedige pionierstog is lesse gehaal wat later vir mens en dier ten goede aangewend is toe gevestigde Voortrekkers in Natal die oorblyfsels van sy trek gehelp het om daarheen terug te keer.[171] In so 'n strakke konsentrasie was Tregardt besig om sy unieke funksie te vervul dat sy eintlike historiese rol eers deur die opvolgingsaksie van natrekkers in behoorlike perspektief geplaas is. Tregardt het nie die Groot Trek gevorm nie: sy betekenis in die hele beweging is agterna deur die verloop van die Groot Trek aan hom besorg.

Aangesien ons met die hele ontvlamming van die trekgedagte te doen het, is dit nou tyd om weer terug te gaan na die Van Rensburgs en die Potgieters.

Met „Lang Hans" van Rensburg en Hendrik Potgieter het die voorhoede van die Groot Trek in Desember 1835, of net daarna, die Grootrivier oorgesteek. Soos Louis Tregardt deur sy vader en oom met die agtiende-eeuse

170. W. H. J. Punt, *Louis Trichardt se Laaste Skof*, pp. 219–220; Fuller, pp. xvii-xviii en 159–160.

171. Vgl. Thom, *Die Geloftekerk*, pp. 59–70.

versetbeweging op die Kaapse Oosgrens skakel, so skakel Van Rensburg daarmee deur sy vader se neef, die Oosgrens-veldkommandant Hendrik Janse van Rensburg.[172] Hendrik Potgieter het naby Tregardt op die sentrale sektor van die Oosgrens gewoon – feitlik direk noord van die Winterberg op die Tarkarivier. Ook Potgieter het in 1834 die koloniale grens oorgesteek. Moontlik was dit in dieselfde rigting as Tregardt, maar vermoedelik ietwat noord van die gebied waar Tregardt grond van Hintsa verkry het. Sover ons weet, was dit 'n tydelike mobielwording hoofsaaklik veroorsaak deur 'n droogte op *Commandodrift* in die Tarka.[173] Die kardinale punt is dat in die loop van 1834 – net voor die Sesde Oosgrensoorlog uitgebreek het – Van Rensburg en Potgieter, ook soos Tregardt, die noordoostelike grens van die Kolonie skynbaar sonder verlof van die owerhede oorgesteek het. Of dit die drie leiers 'n voorsmaak vir die vryer lewe oorkant die grense gegee het, is nie bekend nie. Dit is egter 'n betekenisvolle band wat die voorste drie leiers van die Groot Trek tot 'n eenheid saambind.

In relatiewe noue assosiasie met dié driemanskap het bekende baasverkenners van die sentrale sektor van die Oosgrens – die Bronkhorsts, Meyers, Greylings en die vermaarde Hans de Lange – hul kennis van die noordelike en noordoostelike Suid-Afrikaanse binnelande beskikbaar gestel. So het die ontkieming van die trekgedagte finale vorm aangeneem.[174]

Die trekgedagte op die sentrale sektor van die Oosgrens het – sover van karige gegewens afgelei kan word – 'n reis na die Verre Noorde om 'n vestiging agter die Portugese hawens in die Noordooste te bewerkstellig, behels. Daarenteen sou ander uitnemende eksponente van die trekgedagte op dieselfde sentrale sektor van die Oosgrens, soos Gert Maritz en nog later Piet Retief, aan die Natalse ooskusstreek voorkeur gee. Met massiewe ondersteuning uit die Uitenhaagse kusvlakte, veral as gevolg van die baie gunstige verslag van die kommissie na Natal onder Piet Uys, sou die strewe na Natal by die oorgrote meerderheid Voortrekkers voorkeur geniet. Die feit dat die Britse Setlaars wat geruime tyd reeds daar gevestig was, die Britse owerheid om anneksasie gevra het, kon deur eksponente van die verre noordelike strewe gebruik word om mense af te raai om daarheen te gaan. Daarby kon deur dieselfde kringe aangevoer word dat vyandiggesinde Engelssprekende sendelinge ook reeds daar was. Aan die ander kant kon dié kringe nie veel helderheid bied oor die land in die verre Noorde agter die Portugese hawens

172. *S.A.B.W.*, I, pp. 664 en 871.
173. C.O. 4365: Somerset aan Campbell, 9 Junie 1834, met bylae, beëdigde verklaring deur A. H. Potgieter, 17 Junie 1834. Vgl. my Plaat 13 en Kaart van 1836; asook kaart (1827) in C.O. 2693: Letts. Rec. from Land. of Somerset, 1827, bylae in briewe van 12 en 17 Aug. 1827 (ongenommer).
174. Vgl. Hoofstuk VII; G. D. J. Duvenage, *Van die Tarka na die Transgariep*, vir 'n deeglik argiefgefundeerde studie van 1835–1840; J. S. Bergh en J. C. Visagie, *The Eastern Cape Frontier Zone, 1660–1890*, p. 37.

nie. Verkenners het die Vaalrivierstreek goed besigtig, maar aangaande die binnelandse roete na die Portugese hawens, het hulle nie oor presiese inligting beskik nie. Die voorstanders van Natal het oor heelwat parate, konkrete kennis beskik wat, selfs ná die verslag van die Uys-kommissie, nog verder gereeld uit die Kaapse koerante aangevul kon word. Bekende figure uit Albanie, soos Alexander Biggar, sou weer daar ontmoet word. Met dieselfde koloniale handelsfirmas sou daar transaksies aangegaan kon word. Nie slegs was die gebied onmiddellik om Port Natal opvallend geskik vir Blanke boerderybewoning nie, maar daar het suid van dié hawe 'n groot, pragtige strook onbewoonde gebied op hulle gelê en wag; terwyl in die binnelande na die hoë Drakensberge aantreklike hoërliggende landstreke eweneens grotendeels onbewoond op hulle gewag het.[175]

Van die driemanskap wat in 1835 die Oranjerivier oorgesteek het, was Potgieter verreweg die belangrikste Voortrekkerleier. Sy rustelose energie, indringende visie en berekende risiko-neming het hom by uitnemendheid die eksponent van die noordelike strewe gemaak. Sy klein ruitergroep het nie alleen in kontak met Tregardt gebly nie, maar tewens daarin geslaag om vinnig en ver na die noordooste die Trans-Limpopo te verken, sonder om op dié stadium die Portugese te bereik. Toe Van Rensburg se groep 'n koers inslaan waar hulle onder die assegaaie sou verdwyn en Tregardt s'n weer onder die aanslae van tropiese siektes uiteindelik sou versmelt in 'n magtelose, leierlose klompie mense, was Potgieter gereed om die bresse vol te staan. Hy hergroepeer sy klein groepie volgelinge na die verrassingsaanval deur Moselikatse se impies en met sowat 35 man slaan hy in 'n merkwaardige afweerslag te Vegkop die hoofmag van die Matebele-opperhoof af.[176]

Hoewel min oor Potgieter se lewe in die Kaapkolonie bekend is, kan aanvaar word dat hy een van die kragtigste vroeë propageerders van die trekgedagte was, wat teen die middel van 1835 reeds baie aktief moes gewees het om die idee om finaal en ver onder Britse gesag uit te verhuis, op die sentrale sektor van die Oosgrens onder medeboere te laat posvat.[177] Hy was 'n grensboerleier van aansien. Alhoewel hy nie enige gereelde amp onder die Britse administrasie van die grensdistrikte beklee het nie, is hy as slawewaardeerder in die naburige wyk Brakrivier aangewys, maar het die benoeming

175. Vgl. Hoofstuk VIII en Kaart van 1836. Kyk o.a. G.R. 10/25: Veldkommandant G. D. Joubert aan Siviele Kommissaris, Graaff-Reinet. Hebron, 25 Feb. 1836, ongenommer.

176. Acc. 434: Van der Merwe-versameling, onbekende skrywer aan P. Pienaar en D. van der Merwe, „Aartsspitsberg", 26 Nov. 1836, ongenommer (K.A.). Vgl. verder *S.A.B.W.*, I, p. 664 vlg.

177. Potgieter en Theunissen gee in hul biografie weinig oor sy loopbaan in die Kolonie. Dr. G. D. J. Duvenage wat tans 'n intensiewe studie van Potgieter se lewe in die Kolonie onderneem en reeds twee ongepubliseerde studies geskryf het, het nog nie veel oor Potgieter as vroeë propageerder van die trekgedagte gevind nie. Vgl. Thom, *G.M.*, Hoofstuk 7 en *S.A.B.W.*, I, p. 664.

skynbaar nie aanvaar nie. Sy gesonde oordeel is klaarblyklik op prys gestel. Hyself het 'n paar slawe besit.[178] Uit 'n hofsaak wat gespruit het uit 'n klagte wat sy slaaf Moos of Moses ingedien het en wat gedien het voor die Cradockse Magistraat op 10 Junie 1833, blyk dit dat Potgieter 'n koringmeule besit het en dat hy vir Moos goed behandel het. Sy slaaf se klagte dat hy gedurende die nag moes wakker bly om die meule te versorg, word as ongegrond verwerp. Inteendeel, dit blyk dat Moos self verkies het om wakker te bly, „playing the fiddle and having dancing parties"; en dan kon hy die volgende dag nie sy werk doen nie.[179] Na Potgieter se trek vanaf sy leningsplaas *Commandodrift* in Desember 1835 om die Grootrivier kort daarna oor te steek, tree hy snel te voorskyn as een van die vooraanstaande vroeë Voortrekkerleiers. Terwyl Tregardt en Van Rensburg deur hul geïsoleerde trekke nie soveel ander grensboere sou beïnvloed het om hulle na te volg om ook te trek nie, het Potgieter ongetwyfeld as vername vroeë propageerder van die trekgedagte op 'n kritieke stadium van die beweging 'n eie stempel daarop afgedruk. Die Potgieters was altyd pioniers onder die noordooswaartsbewegende Trekboere.[180]

Vir die geslaagde ontplooiing van die Groot Trek op die sentrale sektor van die Oosgrens waar die Trek onder gunstige omstandighede met die vroegste sukses gepropageer is, was die leiding van die sterk patriargale figure daar van die allergrootste belang. Om die Trek behoorlik aan die gang te sit, moes leidende, vooraanstaande figure op die Oosgrens tot die trekgedagte bekeer word: dan sou talle familielede, vriende, bywoners, skoolmeesters en andere waarskynlik oorreed word om hulle te volg. Dit was moeilik om teen die einde van 1835 en vroeg in 1836 te trek. Slawe-eienaars moes nog hul vergoeding ontvang; baie boere het die beloofde vergoeding vir opgekommandeerde perde en voorrade nog ingewag; en daarby het diegene wat verliese as gevolg van Xhosa-aanvalle gely het, ook nog gehoop om daarvoor vergoed te word. Juis in Julie 1835 is 'n petisie om kompensasie vir oorlogsverliese aan die Britse owerheid voorgelê. Kontantgeld was toe baie skaars.[181]

178. Ay. 8/85: J. F. Ziervogel aan Bell, 25 Nov. 1834 (ongenommer) en Private, Ziervogel aan Campbell, Januarie 1835 (ongenommer); Slave Office 20/12: Appraisement of Slaves for the District of Somerset, 1822–1834, no. 1237, p. 56.

179. Somerset-Oos 12/1: Potgieter is op 10 Junie 1833 verhoor; Somerset-Oos 12/3: no. 10, met opsomming van die verrigtinge in die magistraatshof te Cradock.

180. Vgl. J. A. Heese se uitspraak: „Van alle Afrikaanse families is die Potgieters die nouste aan die Oosgrens verbonde." Dit verbaas hom dus nie „dat verskeie Potgieters in 1795 en 1799 aan die opstande teen die owerhede deelgeneem het nie". Met Slagtersnek was die Potgieters egter aan die regering se kant (*Slagtersnek en sy Mense*, pp. 175–176.

181. Vgl. Hoofstuk VIII. Kyk Somerset-Oos 10/59: Ziervogel aan Ass. Comr. of Compensation, 17 Aug. 1836. Potgieter self het deur sy vroeë landverlating geld ingeboet. Ziervogel skryf aan Campbell op 28 Junie 1837 dat hy £40.10s wat aan A. H. Potgieter betaal moet word, terugstuur „as that person has left the Colony and I cannot find out that he has authorized any body else to receive the money for

Indien die eerste Trekkers wou wag, kon hul Trek makliker gefinansier word; maar dan sou broodnodige opvolgingsteun aan die voorste mense agterweë bly. Onder die simpatieke en tegemoetkomende bewind van goewerneur D'Urban en kolonel H. Somerset – albei ter plaatse op die Oosgrens – het dit gelyk asof 'n deeglike hervorming van die oosgrensbeleid voor die deur gestaan het. 'n Nuwe bedeling het skynbaar gewag. Deur Britse anneksasie sou nuwe grond oorkant die Oos- en Noordoosgrens baie boere uitkoms binne die Kolonie gee.[182] Boere wat op hierdie stadium wou trek, sou dus geneë wees om so 'n stap vir eers uit te stel. Nie alleen was daar nou minder rede om die Kolonie te verlaat nie, maar op dié tydstip is dit ook nie by hulle tuisgebring dat 'n besonder aantreklike vaderland vir hulle in die noorde gewag het nie. Tregardt en Van Rensburg het so stilletjies vertrek dat min van hul vroeë ervarings op pad na die hoë Noorde in die Kolonie bekend geword het. In *Het Nederduitsch Zuid-Afrikaansch Tijdschrift* word in die „Kronyk" van Julie-Augustus 1836 gerapporteer dat die handelaar Scoon wat op 31 Julie na Grahamstad teruggekeer het van 'n lang reis na die noordooste, meld dat hy naby 'n groot rivier (ses uur te perd van die oorsprong van die Vaalrivier) dertig waens met baie vee onder Tregardt se leiding aangetref het. Sover het hulle vyf dae lank onsuksesvol probeer om die rivier oor te steek. Hulle verkeer toe in 'n landstreek tussen die land van Moselikatse en Port Natal. Uit 'n kort gesprek met die boere blyk dit dat hulle huiwerig is om veel te sê; maar hulle het met groot bitterheid gepraat oor die behandeling wat hulle van die Britse regering ontvang het. Hulle „gaven hun vast voornemen te kennen, om nimmer over de Koloniale grens-scheiding terug te keeren. Zy schenen bestemd te zyn naar het ongeoccupeerde land aan de oostelyke boorden dier rivier, hetwelk van eene voortreffelyke geaardheid scheen te zyn". Die voorste Voortrekkers is dus nog veilig op pad na 'n ietwat vaagbeskrewe nuwe vaderland wat die lesers van die *Tijdschrift* se verbeelding nie gaande maak nie.[183]

Hendrik Potgieter het om verskillende redes ontwikkel in 'n veel invloedryker draer van die trekgedagte. Saam met Gert Maritz was hy ook een van die effektiewe vroeë propageerders daarvan. Dat Gert Maritz gedurende 1836 rondgery het om die trekgedagte buitekant sy eie distrik uit te dra, weet ons. Ons weet ook dat hy absoluut oortuig was dat trek die enigste oplossing was vir die onrustige lewe wat die grensboere gelei het. Tydens die lente van 1836 het Maritz sterk ondersteuning aan Potgieter verleen.[184]

him". (Ay. 8/56: alles ongenommer.) Kyk ook Ay. 9/8: Campbell aan Regeringsekretaris, 20 Nov. 1835, p. 29.

182. Bylae I: Chronologie van die Oorsprong van die Groot Trek, 1816–1836, p. 386.

183. *N.Z.A.T.*, deel XIII, pp. 399–400. Die berig het reeds op 28 Julie 1836 in *The Graham's Town Journal* verskyn, maar min Afrikaners kon Engels lees. Vgl. Muller, „Robert Scoon, 'n Vroeë Suid-Afrikaner" (in *Suid-Afrikaanse Historiese Joernaal*, nr. 4, Nov. 1972).

184. Thom, *G.M.*, p. 77 vlg.

Oor Potgieter, wat reeds voor die einde van 1835 begin beweeg het, se optrede is bitter min bekend. „Die Potgieters," skryf dr. G. D. J. Duvenage, „het op die voorpunt van die uitbreidingsbeweging in die Kaapkolonie beweeg. Hulle was tradisioneel voor-trekkers. A. H. Potgieter het dus in 'n atmosfeer van beweeglikheid, selfstandigheid, individualisme en ongebondenheid opgegroei. Op die noordoostelike grensdele – op die verste punt van die grenshoofkwartier en van die regeringsetel – het hulle in afsondering geleef."[185] Soos Maritz, was Potgieter ook vas oortuig dat trek die enigste uitweg was uit wat hy beskou het as 'n onmoontlike grenssituasie. Potgieter moes dus vroeg in 1835 reeds planne beraam het om die trekgedagte ten uitvoer te bring, en moontlik reeds terwyl hy tydens die oorlog op kommando was. Toe krygswet in Julie in sy omgewing opgehef is, moes hy vinnig gespring het om sy eie voorbereidsels te voltooi en sy trekgeselskap te organiseer. Aangesien die siviele kommissaris van Cradock in April 1837 aan Stockenstrom vir Potgieter as „a man of great influence amongst the farmers" beskryf, moet ons aanvaar dat hy gedurende die tweede helfte van 1835 sy oorredingsvermoë sterk moes laat geld het om die maksimum aantal boere in sy omgewing te oorreed om sy geselskap te versterk.[186] Hy het besef dat sy trekgroep, wat Tregardt en Van Rensburg sou opvolg, heelwat krag sou moes monster. Hulle gaan 'n enorme, gevaarlike gebied in en sal heelwat weerbare manne nodig hê om hulself te beveilig. Daar was verkenners nodig om die hoë Noorde en die gebied agter die Portugese hawens te verken. Hy wil 'n goed toegeruste, ondernemende trekgeselskap oor die Grootrivier lei. As vermoënde boer kan hy, soos Tregardt, sy trek behoorlik toerus; en as invloedryke propageerder van die trekgedagte sou ander grensboere met aandag na hom luister. Soos Tregardt wou hy hom heeltemal van die Britse invloedsfeer vrytrek. Op hoë ouderdom verstrek sy seun, A. H. Potgieter jnr., die volgende rede vir sy vader se trek: „Hy wou onder de Engelse juk uit om een vrije natie te worden."[187] In Desember 1838, presies drie jaar nadat hy *Commandodrift* verlaat het, antwoord Potgieter goewerneur Napier se proklamasie met die volgende woorde: „Daar wy met vrede uyt de Kalonies (d.w.s. distrikte) syn vertrokken en hebben ons gen kwaat voorgenomen om iets onwettiegs te doen en wy bescouwen ons als vreye burgers om te kunnen gaan waar wy verkiest sonder iemant te benadelen daar alle Naatsies vrey seyn en gaat ook waar sy wel . . . Daar onse oogmerk was naar een lant daar geen naatsies was . . ."[188] Byna drie jaar later, in Augustus 1841, laat Potgieter hom in

185. G. D. J. Duvenage, *„Dat alle menschen de Grensen wil verlaat . . . ,"* (ongep. studie oor A. H. Potgieter), p. 36.

186. Cradock 10/14: Gilfillan aan Hudson, *ib.* aan *ib.*, p. 14; L.G. 207: no. 18, Siviele Kom. Cradock aan Hudson, 11 April 1837, p. 46 (oorspronklike).

187. Aangehaal deur Duvenage, *„Dat alle menschen . . . ,"* p. 36. 'n Amptelike lys van Potgieter se trekgeselskap word op 3 Mei 1838 gerapporteer deur die Ass. Siviele Kom. van Albanie aan H. Hudson (L.G. 231: no. 45, pp. 131–132).

188. *V.-Arg.*, R. 20/38, Sandrivier, 3 Des. 1838, pp. 29 en 30.

Potchefstroom soos volg teenoor Andries Pretorius uit: „Ik wil my onder geen Brit, nog onder geen mogenheid van in de waereld onderwerpe in rechtvaardigheid, en ben geen *Brit*, zo hoop en vertrouw ik het ook nooit te moogen worden, en bid in dit geval niet alleen voor my, maar zelfs voor onze geheele Vereenigde Burgerlyke Maatschappy tot den Allerhoogste, en wil altoos liever 10 trede voorwaarts gaan, dan 1 agteruit."[189]

Deur in die Transoranje te vertoef, het Potgieter gesorg dat hy as skakel kon dien tussen Tregardt en Van Rensburg in die noorde, en die boere wat nog vroeg in 1836 suid van die Oranjerivier voorberei het om te trek. Met mense in die Kolonie kon maklik gekommunikeer word. Trekpropaganda kon vanuit die Transoranje gemaak word. So skryf B. J. Liebenberg in November 1836 aan N. van der Merwe: „Broer het is een Land soo vrugbaar als Nog Nooyt gevonden is."[190] Waar die nood dreig, kan weerbare manne en voorrade maklik vanuit die Kolonie ontbied word. Boodskappers te perd kon blitsvinnig vanuit die strategiese basis wat Potgieter in die Transoranje ingerig het, langs verskillende roetes reis om deur trekpropaganda in verskillende distrikte hulp te ontbied. Trekpropaganda kon in breë trekke twee vorms aanneem: koloniale grensboere kon oorreed word om hul lot te verbeter deur na 'n pragtige, vrugbare land te gaan; of hulle kon oorgehaal word deur 'n beskrywing van rampe wat die Voortrekkers getref het, dat dit hul plig was om na die Transoranje te gaan om die noodtoestand te verlig.

Teen die end van 1835 was die lot van die trekgedagte nog heeltemal in die weegskaal. Ofskoon baie grensboere erg ontevrede was met die optrek van die milisielyste laat dié jaar, het min van hulle gereed gestaan om Potgieter te volg.[191] Die somer was reeds halfpad om. Slegs 'n handjievol Trekkers het noordwaarts getrek. Totdat Maritz die volgende lente sou vertrek, het 'n beslissende nege maande voorgelê. Terugslae as gevolg van Moselikatse se aanvalle in die Transoranje kon nie alleen sommige mismoedige Trekkers na die Kolonie laat terugkeer nie, maar kon verdere propagering van die trekgedagte deur suksesvolle teenpropaganda oorweldig. Intussen sou die deursettingsvermoë van Potgieter se groepie manskappe onder sy uiters bekwame leierskap egter verseker dat die Trek in die Transoranje homself sou handhaaf.[192] Inder-

189. *V.-Arg.*, R. 84/41, 28 Aug. 1841, p. 136.

190. Acc. 434: Van der Merwe-Vers., 27 Nov. 1836.

191. Vgl. o.a. Acc. 519: D'Urban Papers, vol. 17, J. Collett aan D'Urban, 15 Des. 1835, pp. 89–92; *ibid.*, vol. 12, Campbell aan D'Urban, 29 Julie 1836.

192. Thom, *G.M.*, p. 100 vlg. Vir teenpropaganda wat na die dood van Stephanus Erasmus se jaggeselskap digby die Vaalrivier gevolg het, vergelyk Ziervogel se skrywe aan Campbell op 14 September 1836: „I am told the Lieutenant Governor has sent word to the people who are about to emigrate, that they must wait a little as great changes for the better will take place in a short time, and in the mean time if they have anything to complain of to come to him." Ay. 8/56: oorspronklike, ongenommer.

daad beleef die jaar 1836 'n sterk stroom Trekkers oor die Grootrivier. Dit getuig van 'n besonder geslaagde propagering van die Groot Trek. Na die eerste kritieke fase, tydens 1834–1835, toe Tregardt, Van Rensburg en Potgieter die voorhoede van die Trek noordwaarts gevoer het, het die Trek gedurende Januarie tot September 1836 sy tweede krisis oorlewe. Toe die jaar 1837 aangebreek het, was die Groot Trek op pad om die kruin van die golf te ry.

Dat dit so suksesvol ontvlam het, was te danke aan die eerste draers van die trekgedagte. Onder die inherent konserwatiewe grensboere was dit moeilik om 'n revolusionêre gedagte suksesvol te propageer. Oor wydverspreide dele van die Kolonie kry ons tog tekens dat dié soort oplossing algaande ingang begin vind het. Sover agter die gordyn van geheimhouding vasgestel kan word, het sentrifugale kragte verenig geraak met sentripetale kragte: die ontvlugtingsdrang om onrus in die Kolonie te ontkom, het naamlik saamgesmelt met die drang om die aantreklikhede van die binneland en die kus van Natal te wil geniet. Met 'n kragtige samesmelting van die twee kernmotiewe kon die propageerders van die trekgedagte daarin slaag om alle ander alternatiewe oplossings te oorwin – almal behalwe een. En dit was om met geduld beter toestande in die Kolonie af te wag. Hierdie passiewe hoop op verbetering in die Kolonie self was die grootste vyand van die trekgedagte, wat deur teenpropagandiste steeds as 'n roekelose en dwase stap bestempel is. Reeds gedurende 1832 word op die sentrale sektor van die Oosgrens 'n vermeerderde kennis van die binnelande met 'n verhoogte gevoel van onrus gepaar. Dit is toe dat Piet Retief uit die noorde van Albanie 'n vroeë vorm van die trekgedagte formuleer en aan die Britse regering oordra: *met die verlof* van die Britse regering stel hy 'n grensboer-emigrasie na 'n pragtige binneland voor.[193] Dié vroeë voorstel van 'n lojale verhuising word opgevolg deur Tregardt se poging in 1833 om al sy grond in Oos-Rietrivier te verkoop voordat hy in die eerste weke van 1834 beweeglik word.[194] In dieselfde jaar is Potgieter ook tydelik oor die noordoostelike grens. Albei laasgenoemde leiers is beter in staat om uit hul nuwe strategiese woonplekke die resultate van Piet Uys se groot verkenningstog na Natal af te wag; en onder die sowel remmende as aanmoedigende invloed van die Sesde Oosgrensoorlog beweeg Louis Tregardt skielik uit die sentrale sektor van die Oosgrens na die hoë Noorde.

Dit was moeilik om onder die oosgrenstoestande van 1834–1835 die nuwe beweging aan die gang te sit; maar om 'n massiewe opvolgingsaksie gedurende 1836 deur 'n paar duisend mans, vrouens en kinders te organiseer, was veel moeiliker. Klein abortiewe grensopstandjies was nog vars in die geheue van die ouer geslagte.[195] Wydverspreide grensbewoners moes oor honderde myle be-

193. Franken, *P.R.*, p. 285. Vgl. ook my Hoofstuk VIII hierbo.

194. Transfers and Mortgages, 1–11 Okt. 1839, nos. 99 en 100, T.1233 en T.1234 (Kaapse Kantoor van Aktes).

195. Vgl. o.a. J. A. Heese, *Slagtersnek en sy Mense.*

reik en oorreed word, terwyl geheimhouding van die allergrootste belang was. Slegs beperkte kringe uit die Afrikaanssprekendes kon genader word. Engelstaliges kon raai dat wegtrekplanne gesmee word, maar kon nie deurdring tot die binnekringe van die organisasie nie. Nie-Blanke bediendes en ingeboekte slawe moes noodwendig heelwat te wete kon kom uit die voorbereidsels waarin hulle gedeel het, maar het klaarblyklik ook nie oor die sleutelgegewens beskik nie. Dit was hoofsaaklik Gert Maritz se taak om gedurende 1836 – nog voordat Piet Retief en ander leiers tot die trekgedagte bekeer is – te sorg dat die voorste mense deur honderde families uit alle dele van die Oosgrens opgevolg word, sodat 'n massiewe stukrag veral aan Potgieter verleen kon word. Sy taak is vergemaklik, enersyds deur die uiters onpopulêre beslissings van lord Glenelg wat D'Urban se grensreëlings omvergewerp het en Stockenstrom as filantropiese luitenant-goewerneur na die Oosgrensdistrikte gestuur het, en andersyds deur die nou gereelde vloei van inligting tussen die Transoranje-Trekkers en die koloniale grensboere. Die aanvalle van Moselikatse op die Trekkers is gebruik om effektiewe beroepe op die koloniale grensboere te maak om spoedig hulp te verleen. Heelwat hulp het opgedaag. Nietemin was dit duidelik dat daar nog nie daarin geslaag is om 'n aantreklike beeld van 'n nuwe vaderland onder die grensboere op te bou nie. Die groot gevare wat die vroeë Trekkers uit die Transoranje en uit die latere Wes-Transvaal in 1836 bedreig het, het skynbaar juis krag verleen aan die propaganda teen die Trek, naamlik dat dit 'n gevaarlike avontuur was, waarvan die Trekkers gered en na die Kolonie teruggebring moes word. Die Matebelegevaar, reg op 'n vername noordwaartse roete, moes baie onsekere grensboere laat huiwer het of trek inderdaad die beste oplossing vir hul probleme sou wees. Teenpropaganda in Kaapse nuusblaaie het tewens beklemtoon dat dwase grensboere besig sou wees om 'n slegs tydelik onrustige Oosgrens te verruil vir 'n *Difaqane*-geteisterde kookpot, ver buite die hulp van die Kaapse staatkundige en kerklike owerhede verwyder.[196]

Gert Maritz en Hendrik Potgieter het daadwerklik gesorg dat hierdie voorstelling nie in die Kaapse grensdistrikte sou posvat nie. Hulp het sedert 1836 uit vele distrikte noordwaarts gevloei; in so 'n mate dat teen Desember 'n effektiewe strafekspedisie deur Potgieter en Maritz teen Moselikatse georganiseer kon word. So is betyds gekeer dat die voorste mense tevergeefs in die ruimtes van die Hoëveld en in die ruigtes en berge van die Bosveld sou verdwyn. Trouens, met die bekering tot die trekgedagte van die innemende, natuurlike leier, Piet Retief, nog voor die einde van 1836, was die vroeë suksesvolle propagering van die trekgedagte verseker.[197] Die draers daarvan het nie meer slegs gekom van die beperkte sentrale sektor van die Oosgrens nie, maar uit alle distrikte op die Oos- en Noordgrense, uit Swellendam, en van enkeles

196. Kyk Hoofstuk VIII hierbo. Dit was veral die hoofartikels van die *S.A. Com. Adv.* vanaf 1836 wat sterk teenpropaganda gemaak het.

197. Thom, *G.M.*, p. 110 vlg.

wat van elders reeds die roepstem gehoor het en daarop geantwoord het. Uit die afmetings wat die Groot Trek in 1836 aangeneem het, was dit reeds duidelik dat dit 'n Nasionale Afrikanerbeweging sou word. Teen die aanvang van 1837 was die Groot Trek 'n krag in die land. Deur die ontvlamming van die trekgedagte is die Kolonie op so 'n wyse besiel dat tydgenootlike denkers en skrywers reeds begin besef het dat, na byna tweehonderd jaar van Blanke vestiging, 'n nuwe tydvak in sy geskiedenis aangebreek het.

# Besluit

„Wij weten immers, beperkt is het aantal kleuren dat de historicus op zijn palet heeft, beperkt is het aantal feiten dat hij kan weten. Wat hij weergeeft wekt de indruk een mozaiek van kleurvlakjes te zijn, met een soms ingewikkeld patroon, dat met omhaal van woorden moet worden toegelicht. Over de rangschikking der kleurvlakjes zal altijd verschil van mening blijven bestaan."
P. J. Bouman, *In de Ban der Geschiedenis*, Assen, 1961, pp. 57–58.

„An age of radical transformation is not necessarily one of unmitigated catastrophe."
J. N. Hillgarth, *The Conversion of Western Europe, 350–750*, Englewood Cliffs, N.J., 1969, p. 1.

Vanaf heel vroeë tye in die geskiedenis van Suidelike Afrika het sy mense in beweging gekom, en soms op so 'n omvattende skaal dat revolusionêre veranderings daaruit voortgevloei het. Waar uit die newels van die verre verlede dikwels net skimme deur hipoteses opgetower kan word, is egter heelwat bekend oor die magtige revolusies wat uit die laat agtiende-eeuse en vroeg negentiende-eeuse migrasies te voorskyn gekom het. Na 'n hewige konfrontasie met Xhosastamme en Boesmanbendes, het yl verspreide Afrikaner-grensboere in die laaste kwart van die agtiende eeu stadig noordooswaarts beweeg. Terselfdertyd het sowat 'n duisend myl weg, suid van die eeue-oue Portugese vestings in Suidoos-Afrika en noord van Port Natal, 'n massiewe Bantoerevolusie ontstaan. Daarmee saam het 'n nuwe militêre stelsel en staatstruktuur (later bekend as die Zoeloeryk) verrys wat 'n weergalose reeks bevolkingsverskuiwings in Suidelike Afrika veroorsaak het. In 'n ingewikkelde reeks meedoënlose veroweringsoorloë, hoofsaaklik om grond en vee, asook om uit gevaar te ontsnap, het honderdduisende Bantoes gesterf en tallose stamme is noordwaarts, weswaarts en suidwaarts verdryf, verfrommel en verdelg, op so 'n wyse dat vlugtendes in kettingreaksies stamme verder weg aangetas het, wat op hul beurt nog meer afgeleë stamme nog verder van die middelpuntvliedende Zoeloemag weggedruk het. Groot dele van Suidelike Afrika is ontvolk en die lewenspatroon van tienduisende mense is oor enkele jare getransformeer. Gevolglik word die grootste gedeelte van die Hoëveld en dele van die suidoostelike kusvlakte waarheen Afrikaner-trekboere sedert die jare twintig van die negentiende eeu reeds vinniger in aantog was, buitengewoon mensarme, maar besonder wildryke landstreke. Roofdiere het sterk in getalle en in aggressie teenoor mense toegeneem. Hierdie ontvolkte en vrugbare gebied het ontdekkers uit die Suide se aandag getrek. Noord van die Oranjerivier het nuwe militêre leiers onder die

Bantoe eie ryke gestig, soos Moselikatse later in die huidige Wes-Transvaal en Moshesh om Thaba Bosigo. Onsuksesvolle Bantoeleiers, soos Matiwane, het na 'n jarelange odyssee, waartydens onder meer ook met Blankes in die Transkei gebots is, met die dood vir hul ondernemingsgees betaal. Energieke, inspirerende, diplomatiese, militêre leiers was besonder gesog. Baie ander onsuksesvolles het in klein bendes, in groepies en as hulpbehoewende vlugtelinge die Kolonie binnegekom. In die oostelike en noordoostelike distrikte van die Kolonie – waar die vreemdelinge hul gevestig het – het groot onrus ontstaan, en veral die Afrikaner-grensboere is daardeur geaffekteer. Duisende swart vlugtelinge het mettertyd by Blankes in diens getree, maar duisende ander het, teenstrydig met die koloniale wet en sonder vaste werk, in die Kolonie rondgedwaal. Sommige het hulle redelik goed in die Blanke koloniale patroon aangepas, maar die meeste het glad nie daarin geslaag nie en het veral vanweë hul vreemde gebruike en groot getalle, ernstige verstoringe veroorsaak. Onder die grensbewoners het dit die gevoel van onveiligheid heelwat verhoog. Saam met die stoflike redes vir die Groot Trek, te wete die gebrek aan grond, arbeid en kapitaal en 'n algemene onsekerheid van bestaan, en met sy geestelike redes, naamlik 'n gebrek aan selfregering en 'n gebrek aan differensiasie tussen Blank en Nie-Blank, het die instromende swart vlugtelinge van die *Difaqane* ook tot die veroorsaking van die Groot Trek bygedra. Met die middele waaroor die Britse owerheid beskik het, kon hy nie behoorlik beheer uitoefen oor die duisende onverwagte swart immigrante uit die Noorde nie. Die Swart Groot Trek na die Suide het dus bygedra tot die ontstaan van die Wit Groot Trek na die Noorde. Tussen die twee groot migrasies, wat onderskeidelik in die twintiger- en dertigerjare van die negentiende eeu plaasgevind het, was daar 'n direkte oorsaaklike verband. Albei het revolusionêre veranderings in Suidelike Afrika meegebring en het in noue wisselwerking so op mekaar ingewerk dat albei se verloop op gekompliseerde wyse beïnvloed is.

Die Britse wêreldryk was feitlik op die kruin van sy mag. Na twee dekades van groot inspanning het die Revolusionêre en Napoleontiese oorloë Groot-Brittanje laat uittroon bo al sy ou konkurrente op koloniale gebied. Oor die oseane, wat deur sy seemag beheers is, en oor die kontinente en eilande, waar sy leër langs beperkte grense sy prestige kon handhaaf, het bykans onbeperkte geleenthede op hom gewag. In die vroeë negentiende eeu het Brittanje in Suid-Afrika slegs waarde geheg aan die strategiese hawes aan weerskante van die Kaapse Skiereiland. Vir militêre en koloniserende ondernemings, wat sou lei tot 'n uitbreiding van sy ryk in 'n ongetemde Suidelike Afrika, het die Britse owerheid nie kans gesien nie. Op land het Brittanje, wat die potensiaal gehad het om oppermagtig te wees, die Xhosagrens aan die oostekant van die Kaapkolonie met vasberadenheid verdedig, en hy het dit makliker gevind omdat hy troepe periodiek na en van sy Indiese Ryk moes vervoer. Binnelandse opstande en onrus kon hy tot dusver maklik onderdruk en beheer. Die relatiewe klein aantal besonder selfstandige Afrikanerboere was vir hul vuurwapens en

ammunisie volkome van invoere vanuit Britsbeheerde hawens afhanklik. Ook vir die verdediging van hul grense was hulle by tye van Britse militêre en administratiewe bystand afhanklik. Soos Europese koloniste elders, was die Afrikanerboere, wat gewoonlik op eie inisiatief en daadkrag gesteun het, ook nie geredelik bereid om opdragte vanuit Londen of Kaapstad te aanvaar nie. Tot in die vroeë dertigerjare kon die Boere nie daarin slaag om 'n, vir hulle, bevredigende oplossing vir die chroniese onrus van die grenslewe te vind nie. Vir die Britse owerheid was hulle as andersoortige, vreemdtalige, Blanke element in 'n slawekolonie waar vrye Nie-Blanke arbeid die toestand nog verder gekompliseer het, steeds 'n probleem wat soms werklik hoofbrekens veroorsaak het.

Teen die vroeë dertigerjare het die honderde Trekboere wat gereeld tydelik uit die Kaapse noordoostelike distrikte verhuis het, reeds 'n goeie voorsmaak gehad van die pionierslewe oorkant die Oranjerivier, en in die aantrekliker gebied nog hoër op in Suidelike Afrika. Verder noord was trouens beter streke vir die boer en meer avontuurlike en winsgewende jagvelde, en dáár het heelwat wins uit die handelsverkeer met Nie-Blankes op hulle gewag. Tot in die vroeë dertigerjare was hierdie boere nog stewig in die Kaapkolonie gevestig.

Die Trekboere was Afrikaners en die Afrikaners was uitsluitlik burgers van die Kaapkolonie, want hulle het nie meer 'n Europese vaderland gehad nie. Onder druk van buite het oor 'n anderhalf eeu 'n hegte samehorigheidsgevoel reeds in so 'n mate onder hulle ontwikkel dat Afrikaanssprekende Gekleurdes, en ook Engelssprekende Blankes, nie maklik in hul geledere opgeneem is nie. Hoewel slegs sowat 15 000 tot 20 000 Afrikaners op die vooraand van die Groot Trek in die oostelike distrikte gewoon het,[1] moes die Britse owerheid terdeë met hulle rekening hou. Dit was hulle wat die hele uitgestrekte noordelike grens en, met uitsluiting van die Setlaarsdistrik Albanie, ook die moeilik verdedigbare Xhosagrens, geslagte lank help verdedig het. Dit was uit húl geledere dat die plaaslike beamptes, die wykmeesters, veldkornette en veldkommandante, asook soms beamptes soos die tweetalige klerke in die magistraatskantore en die kantore van die siviele kommissarisse, getrek is. Dit was hulle wat die swak ekonomie van die armoedige Kaapkolonie grootliks ondersteun het deur beeste, skape, huide, velle en produkte van die jag soos ivoor, horings en wildsbokvelle, vir die stedelike markte te lewer. Ofskoon grotendeels selfonderhoudend, was dit húlle wat 'n standhoudende afset vir Britse goedere gebied het. Dit was ook hulle wat met hul belastings die dikwels benarde Kaapse finansiële toestand verbeter het. Tesame met Engelssprekende sendelinge, handelaars, jagters en ontdekkingsreisigers, het Afrikanerboere teen die vroeë dertigerjare tot ver noord in Suidelike Afrika verkennings onderneem. Op die vooraand van die Groot Trek was daar dus reeds heelwat kennis oor baie dele van die huidige Republiek van Suid-Afrika beskikbaar, wat mon-

1. Muller, *Britse Owerheid*, pp. 99-100. Vir die grootte van die oostelike distrikte, vgl. Kaart van 1836.

deling en skriftelik oorgedra is en in nuusblaaie, tydskrifte, pamflette en boeke gepubliseer is. Uit kontemporêre kaarte blyk dit egter dat die omgewing van die moeilik toeganklike Drakensbergpasse nog nie so goed bekend was nie.

Vir daadwerklike inmenging in hierdie uitgestrekte noordelike streke met talle „barbaarse" stamme, tussen die twee ou Portugese kolonies, Angola en Mosambiek, het die Britse owerheid teruggedeins. Sy verantwoordelikhede wou hy juis só beperk dat 'n klein troepemag die Xhosagrens kon verdedig en een eskader die strategiese hawens in die Kaapse Skiereiland kon beskerm. Die groot swart bevolkingsverskuiwings het die Britse owerheid in 'n verdere verleentheid geplaas aangaande sy beleid teenoor Suidelike Afrika: hy is betrek in 'n situasie waarin hy nie betrokke wou raak nie. Selfs die strategies belangrike Port Natal, waar Britse setlaars hulle sedert 1824 gevestig het, wou hy nie annekseer nie. Sy passiwiteit het hom dus uitgeskakel as 'n werklike magsfaktor aan die noordgrens en in die noordooste. Na die Britse veldtog teen Matiwane om die Xhosagrens te stabiliseer, sou dergelike militêre operasies nie weer maklik onderneem word nie. Met die Swart Napoleon van Suidelike Afrika, Shaka, is voorlopige onderhandelings aangeknoop, wat later met sy opvolger, Dingane, voortgesit is. Deur bemiddeling van sendelinge en reisigers is gepoog om verdrae met ander strategies gevestigde hoofde soos die Griekwakaptein, Andries Waterboer, en die Matebele-opperhoof, Moselikatse, te sluit.

Toe Afrikaner-grensboere nog gedurende die vroeë dertigerjare tekens begin toon dat hulle hul deur 'n massiewe noordwaartse migrasie van die onrustige Noordoos- en Oosgrens wou onttrek, het die Britse owerheid redelik passief gebly. Weens sy destydse koloniale beleid, kon hy geen sterk positiewe beleid as teenwig teen so 'n beweging vind nie. Die maatreëls wat gebruik is, was halfhartig en ondoeltreffend. Weliswaar is die regulasies teen die oorsteek van die koloniale grense sonder skriftelike verlof, asook teen die meeneem van 'n noemenswaardige hoeveelheid vuurwapens en ammunisie sonder 'n permit, nou verskerp. Slawe-eienaars is ten sterkste verbied om hul slawe, of hul ingeboekte arbeiders, die koloniale grense oor te neem. As gevolg van rapporte oor beweerde misdade wat in die laat twintigerjare in die Transoranje gepleeg sou gewees het, is wetgewing jare lank voorberei om misdade wat tot ver oorkant die grense gepleeg sou word, in die koloniale howe te straf. Teen 1836 sou dit uitkristalliseer in die sogenaamde „Cape of Good Hope Punishment Act". In die reël is egter geen troepemag beskikbaar gestel om hierdie regulasies en wette uit te voer nie. Algaande het die Afrikaner-grensboer daarvan bewus geword dat sy owerheid nie maklik oortreders van die wette t.o.v. migrasies oor die koloniale grens kon straf nie – indien hulle wel gearresteer kon word.

Dit was op die sentrale sektor van die Kaapse Oosgrens – van die noordelike dele van die distrik Albanie tot in die distrik Graaff-Reinet en in die reuse distrik Somerset – dat die trekgedagte die eerste keer daadwerklik posgevat het. Die heel belangrikste redes vir die onrus aan die grens was daar aanwesig. Van die vroegste propageerders van die trekgedagte was ook daar woonagtig

– gewoonlik persone wat reeds betroubare inligting oor toestande diep in die noordelike en noordoostelike streke van Suidelike Afrika ingewin het, of familie of vriende gehad het wat sulke inligting kon bekom. Die moontlike oplossings vir die onrustige lewe wat hulle in die grensdistrikte moes lei, is sover as moontlik in die geheim gedebatteer. Die treurige mislukkings wat vorige grensopstande opgelewer het, het 'n opstand binne die Kolonie uitgeskakel. Dit geld ook emigrasie oorsee om 'n ander vaderland te soek. Omdat Afrikaner-grensboere reeds daaraan gewoond was om hul woonplek maklik te verskuif, hul ossewaens op te pak en hul vee na nuwe weivelde en mooier fonteine aan te jaag, kon propageerders van die trekgedagte daarin slaag om spoedig etlike honderde grensboere te oorreed om 'n volksverhuising te onderneem. Blanke pioniers doen nou 'n weldeurdagte en besliste stap met meer verreikende staatkundige gevolge as enige vorige pogings tot verset teen Europese beheer. Oorsese beheer sou daarmee beslissend afgewerp word en wesentlik ontstaan 'n nuwe negentiende-eeuse Blanke revolusie aan die suidpunt van Afrika. Dowwe eggo's van strydkrete uit die laat agtiende-eeuse Demokratiese Revolusie word gehoor en hulle sou later sterker en duideliker word. Dit voeg ook 'n nuwe Afrikaner-verhuising toe tot die talle Blanke migrasiebewegings in die negentiende-eeuse koloniale wêreld. Die Trekkers wou in wildryker en vrugbaarder landstreke aangrensend aan die Kaapkolonie 'n nuwe vaderland soek. Uit so 'n aangrensende gebied kon hulle nog met die Kaapkolonie handel dryf en essensiële vuurwapens en ammunisie verkry. Die Emigranteboere, wat later as Voortrekkers bekend sou word, se doelstelling was om onder die Britse gesag uit te beweeg na 'n goeie hawe wat as hul venster na die buitewêreld kon dien. Daardeur moes die voorrade wat Brittanje hulle nie wou lewer nie, en die handelsverkeer wat hulle deur Brittanje ontsê kon word, bekom word. Aangesien sommige grensboere nie op Port Natal (waar reeds Britte gevestig was) wou staatmaak nie, en liewers vanuit die noordelike Hoëveld oorkant die Vaal die Portugese hawens wou benut, is daar egter vroeg reeds 'n verskil van mening oor die trekrigting en die trekbestemming.

Aldus is deur 'n langdurige propagering van die trekgedagte (waarvan die spore in kontemporêre dokumente meestal uitgewis is) die regte persone op die regte plekke op die regte tye oortuig dat dit die allerbeste oplossing was. Die oorgrote meerderheid van die grensboere wat nie oorreed kon word om te trek nie, het besluit om 'n verbetering van hul posisie in die Oosgrensdistrikte af te wag. Die propagandaveldtog vir die trekgedagte het trouens gestuit voor die vraag of 'n volksverhuising na landstreke waar barbaarse nasies woon ('n radikale oplossing) verkieslik is bo 'n verdere verblyf in die distrikte waar mense, nieteenstaande hul eie grensprobleme, tog ook later weer beter dae beleef het ('n konserwatiewe oplossing). Mistastings deur die Britse owerheid het die propageerders van die trekgedagte geleenthede gebied om talle grensboere tot hul standpunt oor te haal, of minstens te oortuig dat, as verdere teenspoed hulle sou tref, trek ernstig oorweeg moes word.

Deur 'n buitengewone sameloop van omstandighede teen 1832, is grensboere op die sentrale sektor van die Oosgrens onder nog groter druk geplaas as ooit tevore. Hul beheer oor hul Hottentot-, Boesman- of Bantoe-arbeiders het verswak, hul slawe het op steeds groter voorregte aanspraak gemaak, en heelwat rondlopers van binne en van buite die Kolonie het hul boerdery belemmer. Grond was moeiliker bekombaar, terwyl foutiewe opmetings van plase en lang vertragings met die uitreik van kaart en transport onsekerheid verhoog het. Die Britse owerheid het verder in die uitgestrekte wyk Oos-Rietrivier slawe-eienaars uitdruklik sekuriteit van grondbesit ontsê. Waar dit in dié moeilike, bergagtige streke nog fris in die geheue was hoedat duisende slagoffers van die *Difaqane* onkeerbaar ingestroom het, het gerugte van nuwe gevare die onrus verder verhoog. Gewapende bendes Nie-Blankes (sommige met vuurwapens) het dikwels goed en bloed bedreig. In die geweldig uitgestrekte distrik Somerset het die administratiewe masjinerie soms in duie gestort. Deurdat die Katriviernedersetting wat kort tevore binnekant die Somersetse Oosgrens vir Hottentotte aangelê is, reeds heelwat Bantoes aangelok het, is onrus verder verhoog. Teen 1832 het 'n nuwe vlaag gerugte oor 'n beweerde Hottentotsameswering te Katrivier die grensboere bereik. Te midde van voortgesette onsekerheid oor Xhosa-bedoelings het 'n gevoel van paniek oor Hottentot-oogmerke onder sekere grensboere ontstaan. Kort daarna word voorbereidsels getref om slawerny af te skaf. Die verhoogde onsekerheid het veral posgevat onder Afrikaner-grensboere wat deeglik met noordelike verkenningsondernemings vertroud was. Op die vooraand van die Groot Trek was al drie die vroeë Trekkerleiers – Louis Tregardt, „Lang Hans" van Rensburg en Andries Hendrik Potgieter – reeds met die lewe oorkant die koloniale grense vertroud. Dit was die negatiewe ontvlugtingsmotief, gepaard met die positiewe gedagte om 'n nuwe vaderland in die Noorde te skep, wat die trekgedagte nou in 'n konkrete trekdaad laat kristalliseer het.

Uit die inisiatief en organisasievermoë van 'n klein groepie Afrikanerboere in die sentrale Oosgrenssektor, het die hele emigrasiebeweging, wat later as die Groot Trek bekend sou staan, ontspring. Die verkenningstog van Piet Uys, 'n beesboer en perdeteler op die suidelike kusvlakte, het wel belangrike inligting aan Tregardt en andere verskaf, maar Uys het nog nie as 'n bekeerde Voortrekker van sy sogenaamde „kommissiereis" uit Natal teruggekeer nie. Die takvolle, invloedryke Piet Retief was eweneens nog lank nie tot die trekgedagte oorgehaal nie. As grensbeampte sou Retief Afrikanerboere nog 'n jaar of twee probeer oorreed om op hoop van verbetering in die Kolonie aan te bly. Gert Maritz van die dorp Graaff-Reinet het in die geheim voortgegaan met sy pogings om die massa-emigrasie aan die gang te kry, maar was nog nie gereed om self te trek nie. Besondere oorwegings het Louis Tregardt en sy groepie grensboere beweeg om na Gcalekaland te verhuis, om van daar, met 'n laaste draai by die Bamboesberg, hul rampspoedige reis te begin na die verre Delagoabaai, waar die Portugese, en nie die Britse vlag nie, gewapper het.

Min of meer saam met Tregardt het die onversigtige Van Rensburg uit die Transoranje op pad na die Oostelike Laeveld getrek waar sy hele geselskap uitgewis sou word. Uit die Tarka het Potgieter gekom onder wie se uitnemende leierskap die Groot Trek eintlik 'n vaste beslag gekry het. Dit was hy wat met skaars 40 man een van die geniale leiers van die *Difaqane*, Moselikatse, se goed-geoefende en onverskrokke impie te Vegkop teruggeslaan het.

So het die *Difaqane* weer eens met die Groot Trek geskakel. Vir die Groot Trek het die swart migrasies die weg voorberei. Die Groot Trek het reeds teen die middel dertigerjare die volgehoue invloed van die *Difaqane* in ons geskiedenis begin verminder. Hoewel die wit volksverhuising, wat die blote getalle van die mense betref wat daarin betrokke was, deur die Swart migrasies verdwerg is, oorheers eersgenoemde in sy historiese betekenis – vir sover dit vandag, na 'n anderhalfeeu, gepeil kan word – laasgenoemde. Inderdaad lewe die afstammelinge van die Voortrekkers vandag nog duidelik in die teken van die langtermyn-resultate van hul Groot Trek. Die Voortrek het in die geloof en daadkrag van Afrikaner-grensboere sy oorsprong gevind in die laat agtiende eeu en die vroeë negentiende eeu, en is in die vroeë dertigerjare van die negentiende eeu deur 'n buitengewone sameloop van omstandighede in ons geskiedenis begunstig.

Diep geanker in die Suid-Afrikaanse geskiedenis, waarin sy wydvertakte wortels teruggevoer kan word, lê die bevolkingsverskuiwings tydens die tweede en derde dekades van die negentiende eeu nietemin op 'n duidelike historiese breukvlak. Die lang koloniale tydperk suid van die Grootrivier was verby: die selfontvoogding van Afrikaner-grensboere het 'n republikeinse tydperk in die Noorde ingelui. Selfs sonder 'n goed ontwikkelde historiese perspektief kon die Kolonialers in die dertigerjare reeds begryp dat hulle midde in 'n revolusionêre tyd gestaan het. Terselfdertyd het hulle 'n duideliker historiese bewussyn ontwikkel: dat hul Kolonie reeds 'n geskiedenis het. Met die begin van die Groot Trek, toe Afrikaner-grensboere selfgeorganiseerd buite die Kolonie opgetree het, is hierdie bewussyn verskerp. Daarmee is nuwe historiese perspektiewe geopen. In twee dimensies het die kontemporêre Blanke intelligentsia in die Kolonie 'n veel beter begrip van ruimte ontwikkel – in *plek* sowel as in *tyd*. Terwyl hul aandag enersyds op die gebied ten noorde van die Oranje gerig was, het hul aandag andersyds deur die eeue terug beweeg na gevolgryke Blanke ontdekkingsreise en vroeë Blanke nedersettings in Suid-Afrika. So 'n plasing in skerper historiese perspektief het gelei tot 'n aktiewer en intelligenter bespiegeling oor, en ontleding van, 'n eie toekomsverwagting. Dit is inderdaad veral in revolusionêre tydperke dat die mens met nuwe flitse van insig in die vertes sy belangstelling tot heeltemal anderkant sy normale horisonne uitbrei. Dan kan sy belangstelling meer dikwels teruggaan, tegelyk na 'n verre verlede en vooruit na 'n verre toekoms. Verlede en toekoms laat hy dan nouer met mekaar skakel. Ou dinge kry 'n nuwe betekenis. Nuwes gloei in 'n vreemde lig. Met radikale aksie in revolusionêre tye word die oë sterker op die on-

bekende toekoms gerig, selfs tot waar vormlose materiaal nog onkenbaar in die skoot van die tyd rus.

In die revolusionêre sewentiger- en tagtigerjare van ons eie twintigste eeu, wat eweneens op 'n breukvlak in ons geskiedenis lê, word die oorsprong van die Groot Trek vandag meer relevant. Selfs oor 'n tydsgaping van anderhalfeeu staan die vroeë bevolkingsverskuiwings in Suidelike Afrika – wat in die Groot Trek kulmineer – in herkenbare verband met hedendaagse gebeure in Suidelike Afrika.

# Bylae 1 Chronologie van die Oorsprong van die Groot Trek, 1816-1836

9 Maart 1816 Teregstelling van opstandige grensboere te Slagtersnek.

± 1818 Zwide dood Dingiswayo. Die Mthethwa-Konfederasie breek op en Shaka begin sterk opgang maak.

1819 Zwangendaba en Shoshangane (Manukosi) verleen hulp aan Zwide in 'n rampspoedige aanval op Shaka, wat nou sy ryk sterk uitbou.
Dr. J. Philip arriveer in die Kaapkolonie.

1820 Koms van die Britse Setlaars.

± 1821 Zwangendaba en Shoshangane vlug noordwaarts.

1822 Somerset se proklamasie om die gebruik van die Engelse taal te bevorder, word bekend gemaak.

1822–'24 Begin van die Bantoe-migrasies op die suidelike Hoëveld. Drie hordes gelei deur MaNthatisi, Mpangazita en Matiwane saai verwoesting.

1823 Farewell en King land te Port Natal, waar eersg. hom in 1824 vestig en 'n „grondskenking" van Shaka aanvaar.
Onder leiding van Moffat verslaan die Griekwas sowat 40 000 Hlakwane buite Dithakong.
Kommissarisse Bigge en Colebrooke begin toestande in die Kolonie te ondersoek.
Moselikatse trotseer Shaka en vlug voorlopig na Sotho-gebied.

1824 Die eerste private nuusblaaie en tydskrifte *(The S.A. Journal, Het Nederduitsch Zuid-Afrikaansch Tijdschrift* en *The S.A. Commercial Advertiser)* word in Kaapstad gepubliseer.
Moshesh verhuis na Thaba Bosigo.

1825 'n Raad van Advies, bestaande uit slegs amptenare, word benewens die Kaapse goewerneur ingestel.
Britse silwergeld word in die Kolonie ingevoer ('n papierriksdaalder word op 1s. 6d. vasgestel.)
Die distrik Somerset(-Oos) word gestig. Louis Tregardt word as provisionele veldkornet in die wyk Oos-Rietrivier van die nuwe distrik aangestel.

± 1825 Moselikatse verhuis na die Apiesrivier van waar hy sy mag in alle rigtings uitbrei.

1827 Die Eerste Regsoktrooi beperk die goewerneur se mag. 'n Hooggeregshof met Engels as voertaal word ingestel. Die Kollegies van Landdros en Heemrade word afgeskaf en resident-magistrate en siviele kommissarisse word in 1828 ingestel.
Toe Moshesh Matiwane se aanval op Thaba Bosigo afslaan, begin sy prestige te groei. Matiwane beweeg so ver suidwaarts dat Xhosas en Thembus die Kolonie begin invlug.

1828 Stockenstrom word as kommissaris-generaal vir die oostelike distrikte aangestel.
Ordonnansies no. 49 en no. 50 word bekend gemaak.
Matiwane word deur kol. H. Somerset met 'n gemengde mag in die Transkei verslaan.
Shaka onderneem 'n groot veldtog teen die Mpondo's en die Bhacas; en stuur die Zoeloeleër direk daarna weer noordwaarts teen Shoshangane. Sy leër word verslaan en hyself word deur sy halfbroer Dingane en andere gedood.
1829 Die Katrivier-nedersetting vir Hottentotte word gestig.
Farewell word deur Nqeto in die Transkei gedood.
Die *S.A. Quarterly Journal* verskyn vir die eerste keer in Kaapstad.
Die *S.A. Institution* (later die S.A. Museum) word in Kaapstad gestig.
Die *S.A. Athenaeum* open in Kaapstad.
1830 J. J. (Lang Hans) Janse van Rensburg trek na Sevenfontein aan die Caledonrivier.
Dingane stuur 'n Zoeloeleër om Moselikatse aan te val; asook 'n afvaardiging na die Kolonie, wat lei tot goewerneur Cole se opdrag aan dr. A. Smith om Natal te ondersoek.
1831 Vanaf Desember gaan daar onrusbarende gerugte rond dat Hottentotte uit die Katrivier-nedersetting die grensboere sou aanval; en maande lank kom gemoedere op die sentrale sektor van die Oosgrens nie tot bedaring nie.
Dingane stuur 'n regiment om J. Cane se eiendom te Port Natal te verwoes.
Zwangendaba en Sebetwane se hordes beweeg verder noordwaarts.
Moshesh slaan 'n aanval van 'n sterk Matebele-mag op Thaba Bosigo af.
1832 Dr. A. Smith se geselskap besoek Natal en Zoeloeland, waar 'n onderhoud met Dingane gevoer word. Smith se gunstige verslag word in die Kolonie bekend gemaak en lei o.a. tot die vertrek van die Uys-kommissie in 1834.
Moselikatse verhuis van die Apiesrivier na Mosega op die Maricorivier, waar hy die Tswana verdryf en 'n wydverspreide, sterk Hoëveldse ryk vestig.
Piet Retief verklaar dat sy burgers hulle liewers met toestemming van hul regering na 'n woeste land sal begeef, as om met hul owerheid te twis. As veldkommandant beveel hy aan dat Louis Tregardt as veldkornet aangestel moet word.
1833 Stockenstrom vertrek na Engeland om sy bedanking as kommissaris-generaal in te dien.
Die Britse Slawevrystellingswet word goedgekeur.
Retief word toestemming geweier om oorkant die Oranjerivier in die rigting van die Vaalrivier te gaan jag.
Die Franse sendelinge Arbousset en Casalis arriveer te Thaba Bosigo en word hartlik deur Moshesh verwelkom.
Wesleyaanse sendelinge bring die Seleka-Rolong onder Moroka na Thaba

Nchu, met die toestemming van Moshesh en Sekonyela. Die Wesleyaanse Genootskap stig ook ander sendingstasies in en om Basoetoland.
Na 'n onsuksesvolle ekspedisie teen die Bhacas en Mpondo's, val 'n Zoeloemag gekleurde jagters aan; die mag word op sy beurt deur die Port Natalse setlaars aangeval; hierdie setlaars verlaat tydelik die hawe.
Louis en Karel Tregardt het al hul plase in die Kolonie verkoop of probeer verkoop.
1834 In Januarie kom sir B. D'Urban aan as goewerneur.
In Februarie word gerapporteer dat Louis Tregardt die wyk Oos-Rietrivier verlaat het.
In April publiseer J. C. Chase 'n relaas van ontdekkings in Suidelike Afrika in die *S.A. Quarterly Journal* (in 1835 deur Steedman in sy *Wanderings and Adventures* herdruk).
Sedert Mei is Robert, Alexander Biggar se oudste seun, in Natal gevestig.
In September vertrek die verkenningskommissie onder Piet Uys na Natal, en doen in Gcalekaland by Louis Tregardt aan.
Ook in September word weer geproklameer dat dit onwettig is om sonder skriftelike verlof die koloniale grense oor te steek; en swaar strawwe word in die vooruitsig gestel indien slawe oor die grense geneem word.
In Oktober vertrek dr. A. Smith en sy geselskap uit Graaff-Reinet noordwaarts op 'n wetenskaplike verkenningsekspedisie.
In November konfiskeer en verwyder kapt. Armstrong met 'n troepemag al Louis Tregardt se slawe uit Gcalekaland; waarop Tregardt nuwe planne beraam.
Op 1 Desember word slawerny in die Kaapkolonie afgeskaf.
Op 11 Desember teken D'Urban en die Griekwakaptein Andries Waterboer 'n verdrag van vriendskap in Kaapstad.
Laat in Desember begin die Sesde Oosgrensoorlog met die inval van die Xhosas in die suidelike en sentrale Oosgrensdistrikte.
1835 Op 5 Januarie word krygswet afgekondig in Albanie, Somerset, Uitenhage, Graaff-Reinet, George en Beaufort(-Wes).
Op 29 Januarie arriveer kapt. A. F. Gardiner te Port Natal.
In Maart keer die Uys-kommissie deur Gcalekaland terug van Natal.
Op 12 Maart stel die Kaapse regeringsekretaris handelaars en ander inwoners van die Kaapkolonie in kennis dat die Imperiale regering nie aan hul versoek kan voldoen om Natal as Britse kolonie te annekseer nie.
Op 27 Maart publiseer *The Graham's Town Journal* 'n brief van 12 Maart deur J. Bell waarin hy bekend maak dat die Britse owerheid besluit het om Port Natal nie te annekseer nie.
Op 6 Mei gaan kapt. Gardiner, namens die Britse setlaars te Port Natal, 'n verdrag aan met Dingane, wat voorsiening maak vir die uitlewering van Zoeloeweglopers.
Op 10 Mei proklameer D'Urban dat die Keirivier voortaan die koloniale

Oosgrens sal wees. Die nuut-geannekseerde gebied word bekend as die Provinsie van Koningin Adelaide.

Gedurende Mei-Junie besoek dr. A. Smith en sy geselskap met eerw. Moffat Moselikatse.

In Junie vind 'n verkoping van gebuite vee te Grahamstad plaas. Grensboere wat vee verloor het, kan 15% van hul verliese aankoop.

Op 17 Junie word krygswet in die distrikte Graaff-Reinet, George, Beaufort (-Wes) en in alle dele van Uitenhage wes van die Sondagsrivier herroep, maar nie in Port Elizabeth nie.

Op 19 Junie maak D'Urban in 'n missive aan Londen gewag van 'n koloniale gevoel van onveiligheid oor die Visriviergrens.

Op 6 Julie vra boere in 'n petisie om vergoeding vir oorlogsverliese gely.

Op 9 Julie word krygswet in Port Elizabeth, in alle dele van die distrik Uitenhage oos van die Sondagsrivier, en in Albanie en Somerset(-Oos) herroep.

Op 31 Julie begin die „Select Committee on Aborigines" met sy ondervraging van getuies.

A. Stockenstrom begin vanaf 12 Augustus getuienis voor die „Select Committee on Aborigines" te lewer.

In September beweeg Louis Tregardt noordwaarts uit die wyk Brakrivier.

Op 6 September sluit D'Urban te Grahamstad 'n verdrag met die Xhosahoofde Pato, Kama en Cobus, waarin laasgenoemdes hulle as Britse onderdane onderwerp aan die Britse gesag.

Op 17 September sluit D'Urban te Fort Willshire twee vredesverdrae, die een met die Xhosastamgroep van Gaika, en die ander met Xhosahoofde van die stam van T'Slambie, Umhala en andere, waarin laasgenoemdes hulle as Britse onderdane aan die Britse gesag onderwerp.

Teen laat September word orals in die Kolonie naamlyste aangevra sodat milisiemagte op die been gebring kan word.

Op 14 Oktober beveel D'Urban dat alle ronddwalende swart immigrante oor die koloniale grens verwyder moet word.

Op 14 Oktober proklameer D'Urban dat die nuwe koloniale noordoosgrens sal loop van die oorsprong van die Keirivier in die Stormberge, na die oorsprong van die Kraairivier noord van die Stormberge, en dan langs die Kraairivier tot waar dit in die Oranje vloei.

Op 5 Desember beveel D'Urban die Britse anneksasie van Port Natal aan.

Ongeveer in Desember trek Hans van Rensburg en Hendrik Potgieter noordwaarts.

Laat in Desember stel lord Glenelg vir D'Urban in kennis dat 'n luitenant-goewerneurskap vir die oostelike distrikte ingestel is.

1836 Op 18 Januarie stuur D'Urban 'n petisie, deur inwoners van die Kaapkolonie aan die Koning gerig, waarin versoek word dat die vergoeding vir slawe in die Kolonie betaal moet word, en die goewerneur beveel dit sterk aan.

Laat in Januarie keer dr. A. Smith se ekspedisie terug na Kaapstad met gesante van Moselikatse.
Op 11 Februarie deel lord Glenelg D'Urban mee dat A. Stockenstrom in die nuwe pos van luitenant-goewerneur aangestel is. D'Urban ontvang die berig op 25 Mei.
Op 17 Februarie skryf Glenelg 'n kritiese brief (ook ontvang op 25 Mei) aan D'Urban oor sy sluiting van vredesverdrae met die Xhosastamme en die anneksasie van Xhosagebied.
Op 19 Februarie word die Kaapse oostelike distrikte onder 'n aparte bestuur gestel.
Op 24 Februarie word voorsorgmaatreëls getref om onakkurate en trae grondopmetings voortaan uit te skakel.
Op 3 Maart word 'n vriendskapsverdrag tussen D'Urban en Moselikatse (verteenwoordig deur sy raadslid, Um'Nombate) te Kaapstad geteken.
Op 3 Maart ontvang Glenelg 'n versoek van kapt. Gardiner om 'n onderhoud oor Natal; en kort daarna sien Glenelg hom.
Ook op 3 Maart rapporteer T. Robson dat grensboere baie ontevrede geword het. Hy waarsku dat hierdie ontevredenheid veroorsaak dat van die boere groepsgewyse deur Kafferland, die Kolonie vir goed wil verlaat.
Op 6 Maart rapporteer kol. H. Smith aan D'Urban dat die Oosgrensboere net klinkende munt in betaling aanvaar en alle klinkende munt uit Grahamstad onttrek het.
Op 13 Maart rapporteer dr. W. Robertson aan J. Fairbairn oor redes vir die trek uit die westelike distrik Swellendam.
Op 25 Maart rapporteer D. Campbell aan J. Bell dat grensboere veral uit Uitenhage-distrik gereed maak om te trek by uitstek na Natal, en ook na die Noorde.
Op 29 Maart skryf Glenelg aan D'Urban (op 11 Julie in Kaapstad ontvang) dat die Britse regering nogmaals besluit het (nieteenstaande kapt. Gardiner se vertoë) om Port Natal nie te annekseer nie.
Ongeveer in April berispe Tregardt Van Rensburg by die saamvloeiing van die Olifants- en Gompiesrivier oor die oormatige gebruik van ammunisie op olifantjag. Van Rensburg is gebelg en trek alleen weg na Soutpansberg.
Vanaf 6 April begin Gert Maritz sy eiendomme in en om die dorp Graaff-Reinet te verkoop ter voorbereiding van sy trek.
Op 8 April skryf kol. H. Somerset aan D'Urban dat hy verneem dat baie honderde families die grensdistrikte verlaat het; maar dat Piet Retief diegene in sy omgewing effektief afraai om te volg.
Op 18 April sluit A. Stockenstrom sy getuienis af voor die „Aborigines Committee".
Teen ongeveer die begin van Mei arriveer Van Rensburg by die Soutpansberg.
A. H. Biggar besluit in Mei om, vergesel van sy jongste seun George, na Natal te vertrek en verkry daarna grond by Port Natal.

Op 24 Mei vertrek Hendrik Potgieter met sy geselskap van die Sandrivier om die binneland vir nedersettingsdoeleindes te verken en met Van Rensburg en Tregardt in aanraking te kom. Sy reis sou meer as drie maande duur – waartydens hy sowat 1 500 myl aflê.

Op 30 Mei skryf kol. H. Smith aan D'Urban dat die staat van onsekerheid waarin lord Glenelg die Grensdistrikte hou, baie nadelig is. Die inwoners daar weet egter nog nie dat die Provinsie van Koningin Adelaide opgegee mag word nie.

Op 9 Junie skryf D'Urban aan Glenelg dat die prysgee van die Provinsie van Koningin Adelaide teen die einde van 1836 spoedig gevolg sal word deur 'n uitgebreide boere-emigrasie uit Albanie en Somerset.

Teen ongeveer die middel van Junie bereik Van Rensburg 'n punt 20 myl oos van die huidige dorp Louis Trichardt, waar hy met nege waens 'n paar weke vertoef, onderwyl patrollies 'n geskikte pad na Delagoabaai soek. Voor die einde van Junie slaan hy 'n suidoostelike koers in.

Teen die einde van Junie tref Hendrik Potgieter en sy geselskap vir Tregardt met sy trek by die westelike punt van die Soutpansberg aan; en sit 'n paar dae later sy verkenningstog na die Limpopo voort.

Luit.-goewr. Stockenstrom kom op 3 Julie in Kaapstad aan. Hy word op 25 Julie daar ingesweer om gesag uit te oefen oor die distrikte Albanie, Somerset, Uitenhage en Graaff-Reinet.

Op 29 Julie rapporteer D. Campbell aan J. Bell dat die Trek uit Uitenhage en Albanie (skynbaar na die landstreek tussen die Umzimvuburivier en Port Natal) groot afmetings begin aanneem.

Waarskynlik bereik die Van Rensburg-trek teen die einde van Julie die stat van Masambo teenoor 'n stat van Shoshangane (Manukosi). Toe Van Rensburg verder trek, word hy deur die impies van Shoshangane aangeval en sy geselskap word uitgewis.

Teen die einde van Julie keer Potgieter terug na Tregardt se standplaas by die Soutpansberg en in Augustus keer hy na die Transoranje terug.

Op 13 Augustus spreek A. Oliphant, die Kaapse Prokureur-generaal, dit as sy oorwoë mening uit dat die landverlating van die boere nie gekeer kan word nie.

Ook op 13 Augustus word die sogenaamde „Cape of Good Hope Punishment Act" in Brittanje aangeneem, wat daarop gerig is om toekomstige misdade deur *Trekboere* oorkant die koloniale grense gepleeg, in Kaapse howe te straf.

Op 17 Augustus vertrek A. Stockenstrom na sy setel in die oostelike distrikte.

Op 18 Augustus word krygswet in die Provinsie van Koningin Adelaide deur D'Urban beëindig.

Op 24 Augustus skryf Retief aan kol. H. Somerset dat hy agt dae lank tevergeefs in Grahamstad op Stockenstrom gewag het om hom namens die mense van sy wyk oor die ernstige onrus daar te spreek.

Op 25 Augustus word die Liebenbergs en andere deur 'n Matebele-mag digby die huidige Parys aangeval en bykans uitgewis. Ander trekgroepe slaan die Matebele terug by die sogenaamde Vaalrivierslag. Die oorlewendes trek oor die Vaalrivier terug en 'n vername groep trek laer by die latere Vegkop.
Op 27 Augustus verklaar Stockenstrom dat daar geen wet is wat die Trek kan verbied nie.
Aan die begin van September sluit Potgieter en sy kommissie by die Vegkop-laer aan en versterk dit.
Op 3 September sê die *S.A. Com. Advertiser* dat die Trek onvermydelik is en dat die regering dit nie met geweld sal kan keer nie.
Waarskynlik teen die middel van September trek Gert Maritz uit Graaff-Reinet.
Op 20 September hou Retief en Stockenstrom samesprekings by die Katrivier oor Oosgrenstoestande.
Op 27 September stel Stockenstrom aan D'Urban voor dat drie nuwe distrikte (te wete Port Elizabeth, Cradock en Colesberg) met eie magistrate geskep moet word.
Teen die middel van Oktober slaan sowat 35 Trekkers in die Vegkop-laer sowat 6 000 Matebele-krygers terug, maar verloor al hul vee.
Op 18 Oktober skryf Retief 'n ongeduldige brief aan Stockenstrom wat dit as 'n dreigement beskou; en twee dae later antwoord dat mense maar kan wegtrek want die regering word daagliks oorval met rekweste vir plase.
Gedurende 25–26 Oktober vind die veiling plaas van Piet Uys se goedere wat hy nie wil saamneem op trek nie.
Uit Retief se brief aan Stockenstrom op 31 Oktober blyk dit dat sy geduld begin opraak.
Op 15 November erken Stockenstrom aan D'Urban dat hy moeilik die treksug kan teengaan.
Uit Retief se brief van 28 November blyk dit dat hy bekeer geraak het tot die trekgedagte.
Op 2 Desember word in die laer van Hendrik Potgieter 'n bestuursliggaam van sewe lede gekies, met Potgieter as laer-kommandant en Maritz as voorsitter en regter.
Op 5 Desember sluit luit.-goewr. Stockenstrom drie nuwe vriendskapsverdrae (waarin die geannekseerde streke tot by die Kei en die Britse onderdaanskap van die Xhosas prysgegee word) met hoofde van die stam van T'Slambie, die stam van Congo, en die stam van Gaika. Hiermee word D'Urban se beleid finaal deur Glenelg s'n vervang.

1837 In Januarie onderneem Potgieter en Maritz die eerste suksesvolle ekspedisie teen Moselikatse te Mosega en omgewing.
Op 2 Februarie publiseer *The Graham's Town Journal* Retief se Manifes.

